# DIE REGSPOSISIE VAN KERKRAAD, RING EN SINODE

## ONDER DIE GEREFORMEERDE STELSEL VAN KERK-REGERING SOOS TOEGEPAS IN DIE GEFEDEREERDE NED. GER. KERKE IN SUID-AFRIKA

AKADEMIESE PROEFSKRIF
INGEHANDIG TER VERKRYGING VAN DIE GRAAD
VAN DOKTOR IN DIE REGSWETENSKAP AAN DIE
UNIVERSITEIT VAN STELLENBOSCH, DESEMBER 1945

DEUR

F. E. o'B. GELDENHUYS

J. L. VAN SCHAIK, BPK, PRETORIA
1951

# AFKORTINGE VAN DIKWELS AANGEHAALDE WERKE:

K.A. : Dr. F. L. Rutgers, Kerkelijke Adviezen.

V.O.S. : Dr. M. Bouwman, Voetius over het gezag der Synoden.

Acta : Handelinge van die Sinode.

P.E. : Voetius, Politica Ecclesiastica.

K. : Wette en Bepalings vir die Bestuur van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika. (Uitgawe, 1946.)

T. : Wette en Bepalinge vir die regering van die Nederduitse Hervormde of Ger. Kerk van Suid-Afrika. (Uitgawe, 1949.)

O. : Wette en Verordeninge vir die Bestuur van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in die Oranje Vrystaat. (Uitgawe 1948.)

N. : Wette en Bepalinge vir die regering van die Nederduitse Gereformeerde Kerk van Natal. (Uitgegee 1945. Soos gewysig tot 1948.)

Tractaat : Dr. A. Kuyper, Tractaat van de Reformatie der Kerken.

Rechtsbevoegdheid: Rutgers, Dr. F. L. en Jhr. Mr. A. F. de Savornin Lohman: De rechtsbevoegdheid onzer Plaatselijke Kerken.

Kerkverband : Dr. F. L. Rutgers, Het Kerkverband der Nederl. Gereformeerde Kerken.

# INHOUDSOPGAWE

# INLEIDING

Die regsgeleerde wat kerkreg wil behandel stuit op die twee moeilike vrae: wat ons onder die begrip „Kerk" moet verstaan, en wat die verhouding daarvan is tot die begrip „reg" in juridiese sin.[1]) Van die beantwoording hiervan hang af die beantwoording van die verdere vraag of *kerkreg* inderdaad as behorende tot *reg* in eigenlike sin beskou kan word.

Dit is 'n vraagstuk wat veral sedert die Reformasie in die 16e eeu na vore gekom het, toe daar onder invloed van Luther se denkbeelde die kreet opgegaan het: *weg met kerkreg!* Dit sou 'n contradictio in terminis wees om te praat van kerkreg, aangesien Kerk en Reg twee begrippe is wat met mekaar onverenigbaar is. Op die voorpunt van die bestryers van Kerkreg staan die bekende regsgeleerde Rudolph Sohm. Soos 'n terugkerende refrein heet dit in sy groot werk oor kerkreg [2]): „Das kirchenrecht steht mit dem Wesen der Kirche in Widerspruch. . . ." [3]) „Das geistliche Wesen der Kirche," so beweer hy „schliesst jegliche Kirchliche Rechtsordnung aus. In widerspruch mit dem Wesen der Kirche ist es zur Ausbildung von Kirchenrecht gekommen. Diese Thatsache beherrscht die geschichte des Kirchenrechts von der ersten Zeit bis heute.[4])

## DIE WESE VAN DIE KERK

Die algemene woord in die Nuwe Testament vir Kerk is *ekklesia* [5]) en dui volgens die Nederlandse Geloofsbelydenis, Art. 27, aan, 'n heilige vergadering van die ware Christusgelowiges, wat hulle Saligheid verwag in Jesus Christus, gewas deur Sy bloed, geheilig en verseël deur die Heilige Gees.[6]) Dit sluit in

---

[1]) Of soos die skrywer Gerlach dit stel: Ohne zu wissen, was Recht und Kirche ist, kann man zu einem Begriffe von Kirchenrecht nicht gelangen. Die Jurisprudenz aber definiert das Recht, und die Theologie die Kirche. Gerlach, *Lehrbuch des Katholischen Kirkenrechts,* blz. i, soos aangehaal deur L. M. van Lennep, *De Rechtskracht van de Verordeningen der Christelijke Kerkgenootschappen,* (Haarlem, 1909), bl. 120.

[2]) Sohm R.: *Kirchenrecht I,* Leipzig 1923; *Kirchenrecht II,* Leipzig 1930.

[3]) Sohm a.w. Vorrede bl. X en verder blss. 1, 22, 26, 156, 327, 456, 459, 461, 471, 475, 476, 479, 480, 482, 533, 535, 582, 625, 699, 700.

[4]) Ibid., Vorrede bl. X.

[5]) A. Kuyper: *Dictaten Dogmatiek IV,* Locus de ecclesia, bl. 5.

[6]) Vgl. Dr. H. Bouwman: *Gereformeerd Kerkrecht* I, bl. 1. — Dr. Bavinck: *Gereformeerde Dogmatiek* IV, bl. 295 vv. — Dr. A. Kuyper: *Dictaten Dogmatiek* IV, Locus de ecclesia, bl. 7.

almal wat tot Christus behoort: d.i. Sy onsigbare geestelike liggaam op aarde wat uitdrukking vind in die artikel van die Apostoliese Geloofsbelydenis wat lui: „ek glo aan 'n heilige, algemene Christelike Kerk." [7])

Die naam *Kerk* is in sy grondbetekenis 'n vergadering van Christus-gelowiges. Die woord is afgelei van die grieks *to kuriakon* wat volgens Dr. A. Kuyper [8]) beteken die locus (plek) waar die gemeente vergader het, en wat later oorgebring is op die gemeente self. Volgens ander [9]) beteken dit „wat aan die Heer (kurios) behoort."

Die woord *Kerk* beteken oorspronklik die uiterlik sigbare kerk soos hy hom hier op aarde in institutêre vorm openbaar. Na sy onsigbare gestalte kan dit as een groot liggaam gedink word, maar in sy sigbare gestalte openbaar hy hom in afsonderlike dele op verskillende plekke.

Die onsigbare kerk is 'n mistieke geestelike begrip wat nie vir regsordening vatbaar is nie.[10]) Vir ons doel, die kerk as voorwerp van kerkreg, het ons alleen te doen met die sigbare geinstitueerde kerk „ecclesia visibilis seu instituta" wat Voetius as volg omskrywe *„societas fidelium liberé inita ad exercendam communionem Sanctorum, seu ad communicationem mutuam eorum quae ad Salutem pertinet."* [11])

DIE WESE VAN DIE REG.

Waar dit vir ons moontlik is om tot 'n omskrywing van die begrip *kerk* te kom waaroor die gereformeerde teoloë altans dit eens is, is dit by die omskrywing van die begrip reg nie die geval nie. Hier hang die omskrywing van die begrip tot 'n groot mate af van die standpunt waarop 'n mens hom stel.

Oor die vraag wat *reg* is, sal daar miskien nooit eenstemmigheid bereik word nie. Van die vroegste tye af tot nou toe is oor die wese van die reg gefilosofeer. As 'n mens 'n poging waag om al die uiteenlopende menings na te gaan, staan 'n mens by die aanvang, voor wat Gierke noem 'n „chaos modernen Anschauungen," [12]) en waarvan Vinogradoff verklaar „when we examine modern text books of general jurisprudence in detail, we do find, that the universal element in them is, at bottom, restricted to a

[7]) Heidelbergse Kategismus: Sondag XXI.
[8]) Kuyper a.w.: Locus de ecclesia, bl. 4.
[9]) Winckler Prins: *Algemene Encyclopaedie* oor *Kerk*.
[10]) Cf. v. Lennep, a.w., bl. 122—123.
[11]) Voetius: *Politica Ecclesiastica*, I, bl. 12. „Vergadering van gelowiges vryelik verenig tot beoefening van die gemeenskap van die gelowiges, of die onderlinge mededeling van die dinge wat betrekking het op Saligheid."
[12]) Von Gierke, Otto: *Johannes Althusius*, Breslau 1929, bl. 317.



statement of queries and a registration of disagreements." [13])

Hierdie chaos waarvan Gierke praat, was te wyte aan die val van die natuurreg as gevolg van die opkoms van die ewolusionistiese of historiese skool onder von Savigny wat die twee grondpilare van die natuurreg, *onveranderlikheid* en *algemene geldigheid*, weggeslaan het.[14])

De leer van die natuurreg in sy ontwikkeling op die vasteland van Europa van die Middeleeue af ken hierdie twee soorte reg, die ewige onveranderlike oral geldende reg (jus naturale), wat Augustinus as volg beskrywe: „lex aeterna est ratio devina voluntas dei ordinem naturalem conservari jubens, perturbari vetans," [15]) en die reg deur die vors gemaak (jus positivum). Die betekenis van die natuurreg het juis daarin gelê dat dit aan die vors sy regstitel, vir die stel van die positiewe reg, gegee het en ook die grense van sy bevoegdheid vasgestel het. Hiermee was die verhouding van die positiewereg (wilsreg, wettereg) tot die natuurreg bepaal.[16]) Maar met die verval van die natuurreg ontbrand die stryd tussen die verskillende skole wat net een soort reg ken, óf wilsreg (jus voluntarium) óf reg wat nie in die menslike wil sy oorsprong vind nie.

Die vernaamste stelsels wat uitgaan van die grondbegrip jus voluntarium is die positiwisme en die verwante soewereiniteitsleer;

die teleologiese regslere waar ons o.a. noem die utiliteitsleer en kulturistiese leer;

die wilsteorie van Stammler.

Volgens al hierdie opvattinge bind die een wil die ander, hetsy hierdie wil 'n indiwiduele of 'n kollektiewe is.

Hierteenoor staan die opvatting van die histories-ewolutionis-

[13]) Vinogradoff, P.: *Historical Jurisprudence*, Vol. 1, Oxford 1928, bl. 154.
[14]) Die begrip natuurreg is van Griekse oorsprong. Reeds Aristoteles het die reg tweeledig ingedeel. Naas die natuurreg, wat uit sy aard orals geld, staan die afsonderlike reg van elke staat wat mensewerk is. Die natuurreg is oorspronklik, ewig en onveranderlik, die mensereg is tydelik en verander gedurig. Die algemene reg vloei voort uit die menslike natuur en heet natuurreg. J. Walter Jones (*Historical Introduction to the Theory of Law*, Oxford, 1940, bl. 98 verklaar: „The notion of law of nature is one expression of the belief that there are certain legal principles and institutions so firmly rooted in the general scheme of things that they represent something inherent in all ordered Social Existence."
[15]) Rehm, Dr. H.: *Geschichte der Staatswissenschaft*, Freiburg 1896, bl. 158.
[16]) Die Standpunt van die Middeleeue was om „Gott gleich den irdischen gewalten als einen Gesetzgeber und das Vernunftrecht somit als objektives, positives Recht zu betrachten," Rehm. a.w., bl. 158. „Menschenrecht, das dem Naturrecht zuweiderläuft, ist nicht bloss unvernünftig; sondern auch unsittlich und.... ohne äussere Geltung", Rehm. a.w., bl. 157.

tiese skool wat die reg 'n eie selfstandige bestaan toeken, as 'n produk van die gemeenskapslewe en nie van die indiwiduele menslike wil nie. „It is still necessary for every student of jurisprudence to define his attitude towards these two conflicting views. In the one the essence of law is that it is imposed upon Society by a Sovereign will. In the other the essence of law is that it develops within Society of its own vitality." [17])

Hier volg nou die hooftrekke van die verskillende stelsels

### A. Die Wilsteorie

#### I. *Die Positiwisme* [18])

Die leer kan ons met die woorde van Allen opsom, „the essence of law is that it is imposed upon Society by a Sovereign wil." [19]) Die „Sovereign will" is die *bron* van die reg. Aan die bron ontleen die reg sy karakter as *reg*. Die regsbegrip is formeel. Dit is onverskillig of dit goed of sleg is, logies of onlogies, sedelik of onsedelik, billik of onbillik, histories gegroei of núut gemaak, in ooreenstemming met die regsoortuiging of in stryd daarmee, of dit as willekeur gevoel word of nie, of'n mens hom daarna gedra of daarteen verset, 'n mens het net een punt om mee rekening te hou: *die bron waaruit dit voortkom.* Is die bron 'n *regsbron* dan is dit *reg*.

Die positiwiste kan met groot sekerheid vasstel wat reg is: „A general rule of external human action enforced by a political superior"; [20]) of volgens Austin: „The aggregate of rules established by political superiors"; [21]) of volgens Salmond: „the law may be defined as the body of principles recognised and applied by the state in the administration of justice. In other words, the law consists of the rules recognised and acted on by the courts." [22])

Die positiwiste sien die regsbron in die organe van die Staat, b.v. Jehring beweer dat „der Staat die einzige Quelle des Rechts ist"; [23]) en Holland beweer: „until the State is constituted there can be no law in the strict sense of the term. There may be and doubtless always have been morality and customary rules of conduct. After the formation of the State such rules as receive its sanction and support, whether promulgated for the first time

[17]) Allen, C. K.: *Law in the making*, Oxford 1930, bl. 2.

[18]) Holland: *Jurisprudence*, 12 ed., Oxford 1916. — Salmond: *Jurisprudence*, 8 ed., London 1930. — Jehring: *Der Zweck im Recht*, Leipzig 1923.

[19]) Allen, a.w., bl. 1.

[20]) Holland, a.w., bl. 42.

[21]) Allen, a.w., bl. 23.

[22]) Salmond, a.w., bl. 39.

[23]) Jehring: *Der Zweck im Recht* I, (6—8 Auflage Leipzig, 1923) bl. 247. (Ouer uitgawe bl. 318.)



by the governing body or already in operation among the people, become in the proper sense of the term 'laws' " [24])

Die positiwiste sien in die magselement, die sanksie, die afdwingbaarheid, die wesenlike kenmerk van die reg.

Die reg het twee kenmerke:

1. Dit is die produk van 'n regsbron. Die bron moet 'n menslike wil, indiwidueel of kollektief, wees.
2. Dit moet afdwingbaar wees, met geweld, indien nodig.

Logies voer hierdie opvatting tot 'n magsteorie. Die heerser in die Staat is die wetgewer. Hy is die bron van die reg en nie self deur die reg gebonde nie. Dit lei tot die ontwikkeling van die s.g. soewereiniteitsleer, [25]) waaraan veral die naam van Bodinus verbind is, met sy beginsel van „princeps legibus solutus." [26]) M.a.w. in uiterste konsekwensie is die positiwisme geen *regsleer* nie maar 'n *magsleer*.

Die de facto gevormde staatsgesag lê sy mag aan andere sonder regsgrond op, maar die staatsgesag self is nie onderworpe aan die reg nie. Soos Allen dit teken: „. . . .law is artificial, the picture is that of an omnipotent authority standing high above Society and issuing downwards its behests." [27])

Die swak punt van die positiwisme en soewereiniteitsleer is dat dit geen bevredigende verklaring van die gemene reg of die gewoonte reg kan gee nie. „The operation of custom in Society was, indeed, one of the most formidable obstacles to the whole conception of Austinian Sovereingnity. There was no escaping the fact that custom was constantly followed and obeyed before even judicial authority had pronounced upon it." [28])

#### II. *Uit die positiwisme ontwikkel maklik 'n teleologiese regsleer, d.w.s. 'n beskouing waarin die regsidee vervang word, deur die nuttigheidsbeginsel, wat sy inhoud betref en in die magsbegrip, wat sy uitwerking betref.*[29])

Die *doel* van die heerser is beslissend vir die reg, die bestemming van die Staat is die rigsnoer van die regskepper, die wet-

[24]) Holland, a.w., bl. 56.

[25]) Sien Bryce: *Studies in history and Jurisprudence*, Vol. II, Oxford 1901, hoofstuk X, the Nature of Sovereignty.

[26]) Gierke, a.w., bl. 285.

[27]) Allen, a.w., bl. 1—2.

[28]) Allen, a.w., bl. 28.

[29]) „Für diese Betrachtungsweise verschwindet zuletzt die Rechtsidee hinsichtlich ihres Inhalts in der Nützlichkeitsidee und hinsichtlich ihrer Wirksamkeit in der Machtsidee" (Gierke, a.w., bl. 317).

gewer of die regter. Die reg het geen eie waarde nie, dit is 'n blote middel tot 'n doel.

Onder die teleologiese regsleer sluit ons in

1. Die utilisme van Bentham (1748—1832); [30]) en
2. Die kulturisme van Kohler.[31])

Die utiliste en kulturiste is dit eens met die positiwiste dat reg 'n wilsproduk is, dat die reg geen selfstandige oorsprong en geen selfstandige bestaan het nie. Daar is geen outonome reg, net soos daar geen outonome moraal is nie. Moraal en reg is albei noodsaaklike voorwaardes vir die menslike vooruitgang, dit is hulpmiddels waardeur die mensheid sy doel moet bereik. Beide reg en moraal moet dus doelmatig wees. Die toets vir wat reg is mag slegs wees of dit 'n geskikte middel is om die doel te bereik. Die regswetenskap is 'n suiwer tegniese wetenskap wat middels aanwend tot die bereiking van 'n gegewe doel.

Die *doel* vorm die objektiewe toets vir die reg. Die doel moet vasstaan; maar wat is die *doel*?

Vir die Utiliste, verteenwoordig deur Bentham, is dit „the greatest happiness of the greatest number." [32]) Bentham se regsleer staan sterk onder die invloed van die metode van die Staatshuishoudkunde, wat uitgaan van die ekonomiese mens wat strewe na welvaart. Hierdie doel moet die wetgewer steeds voor oë hou.

Vir die Kulturiste, verteenwoordig deur J. Kohler, is die doel nie materiële welvaart nie, maar kultuur.[33]) Die mens se strewe is gerig op kultuur, wetenskap, kuns en tegniek. Om te ken, te beheers, te skep, is hoofsaak.[34])

Sedelikheid en reg is slegs hulpmiddels vir die bereiking van die Kultuurdoel van die mens.[35]) Reëls van sedelikheid en reg skep die orde, wat vir die ontwikkeling van die mens onontbeerlik is.[36]) Die reg bestaan uit aan die mens opgelegde reëls wat opgevolg moet word; die al of nie opvolging daarvan word nie aan

[30]) Bentham: *Fragment on Government*, 1776.

[31]) Kohler, J.: *Lehrbuch der Rechtsphilosophie.*

[32]) Sien die artikel van Dr. H. Verloren van Themaat in *Tydskrif vir Hedendaagse Romeins-Hollandse Reg*, Nummer 1, Jan. 1938, bl. 84.

[33]) Kohler, a.w., „Das Kultur bestreben erfüllt die Menschheit als Ahnung ihres höchsten und letzten Zieles. Der Gedanke, dass darin die Ursprünglichste Bestimmung der Menschheit liegt, erfasst uns alle." (bl. 3—4.)

[34]) Kohler, a.w., „Die Kultur hat es daher mit Erkenntnis, Schöpfung und Naturherrschaft zu tun." (bl. 4.)

[35]) Ibid. „Neben den primären Kulturwerken gibt es unterstützende werken. Hierher gehören vor allem Sittlichkeit und Recht." (bl. 6.)

[36]) Ibid. „Rechtsordnung is die der Menschheit im Interesse der Aufrechterhaltung und Weiter-bildung der Kulturwerte auferlegte Ordnung der Lebensverhältnisse" (bl. 9.)



die mens vrygelaat nie. Dit is hierdie „dwangnatuur" van die reg wat hom onderskei van ander kultuurbevorderende elemente soos gewoonte en sede.[37])

Dit is duidelik dat die voorstanders van 'n doelsreg dit nie eens is oor die doel nie. Hulle stel in die *doel* 'n objektiewe toets vir reg; maar die objektiwiteit waarna hulle soek is afhanklik van 'n subjektiewe beskouing.

### III. *Die Wilsteorie van Stammler.*[38])

Stammler beweer dat die reg 'n produk is van 'n psigologiese proses, die produk van 'n bepaalde soort wil: *die regswil.* „Der Begriff des Rechts ist eine Teilvorstellung. Er bezeichnet die eine Art von Menschlichem Wollen gegenüber anderen klassen des letzteren: dem moralischen, dem konventionalen, dem gewalttätigen Wollen." [39])

Hierdie wil het drie kenmerke:

1. Dit is verbindend:

„Ein verbindendes Wollen ist also ein solches, das ein Mehreres Wollen als Mittel für einander bestimmt," [40]) d.w.s. die wil moet op die verbinding met 'n ander wil gerig wees.

Dit is die kenmerk van die reg in onderskeiding van die moraal. Die morele wil het betrekking op die innerlike lewe van die mens en het sigself tot voorwerp, die wil is nie gerig na buite, maar na binne: Die regswil is egter 'n sosiale wil en het tot objek die wil van ander in die maatskappy. „Der Begriff *sittlich* unterscheidet sich von dem Begriffe *soziale*....: das jenes in dem Innenleben des Menschen, also als getrenntes Wollen besteht, während das andere auf das Zusammenleben mehrerer abzieht, mithin ein verbindendes Wollen ist." [41])

2. Die wil is dwingend (Selbstherrlich). [42])

Hierdie kenmerk onderskei die regswil van die konvensionele wil. As dit van dié, wat deur die wil verbind word, afhang om self te kies „ob sie überhaupt verbunden seien," [43]) as die wil afhanklik gestel word van die *vrye* navolging van die gestelde

[37]) Kohler, a.w., „Durch das Zwangselement unterscheidet sich das Recht von anderen Kulturfördernden Elementen von Brauch und Sitte.) (bl. 10.)

[38]) Stammler, R., *Lehrbuch der Rechtsphilosophie*, Berlin, 1923.

[39]) Ibid. bl. 2—3 c.f. ook bl. 63 „Des Gedanke des Rechtes bedeutet ein Art des Wollens."

[40]) Ibid., bl. 66.

[41]) Ibid., bl. 69.

[42]) Die woord „Selbstherrlich" wat Stammler hier gebruik kan beste in die verband vertaal word met „*dwingend*".

[43]) Ibid., bl. 82.

reël, dan is dit geen regsreël nie, maar 'n konvensionele. Maar „stellt den gedanken eines selbstherrlich verbindenden Wollens dar: *stellt es die Verbindung unabhängig* von dem Willen der Verbundenen her," [44]) dan is dit „das rechtliche Wollen." [45]) D.w.s. die regswil is „selbstherrlich" (Soewerein, dwingend) omdat dit die voorwerp bind onafhanklik van sy aanvaarding. Die regswil gaan uit van die veronderstelling dat die betrokkene gebonde *is*. As dit aan die betrokkene oorgelaat word om self te besluit of hij hom sal gebonde ag of nie, dan mis dit die karakter van 'n regsreël.[46])

3. Die wil is onskendbaar (Unverletzbar).

Hierin verskil dit van die willekeur.

Die regswil „stellt die bleibende Ordnung des Menschengeschlechtes dar. Ihr Bestand soll als solchen fest sein und nicht in jedem Einzelfall eines Anordnens neu hervortreten um in Sich keinen Halt zu haben und je nach Laune des Gebietenden in das Nichts zurückzuzinken und abgerissen wieder einem derartigen Zufallsbefehle Platz zu machen." [47])

Teenoor die toevallige, deur persoonlike willekeur bepaalde wilsuitinge staan die onskendbare regswil, wat sy onskendbaarheid vind „in dem Gedanken des Gleichmässigen Bleibens für den Bestand eines Verbindens menschlichen Zwecke." [48]) M.a.w. die wil moet gerig wees op die stel van 'n *norm* wat afgesien van 'n bepaalde persoon of 'n bepaalde geval algemeen geldend is.

So kom Stammler tot 'n definisie van die reg waarin die drie kenmerke saamgevat is. Reg is „das *unverletzbar selbstherrlich verbindende Wollen*." [49]) Reg is 'n onskendbare, dwingende sosiale wil.

Die eienaardige van hierdie opvatting is dat dit *geldigheid* nie as 'n element van die reg beskou nie. Die geldigheid van die reg word omskrywe as die moontlikheid om dit af te dwing; „das Gelten eines Rechtes ist die möglichkeit, es durchzuzetzen." [50]) Die geldigheid is 'n bykomstige omstandigheid wat te doen het met die deurvoering van die regswil in die werklikheid. „In dem gelten eines Rechtes tritt dagegen eine neue Frage auf. Es ist der

---

[44]) Kursivering deur my.

[45]) Ibid.

[46]) Stammler, a.w., bl. 88, „Wir erhielten den Begriff der Selbstherrlichkeit dadurch, dass das massgebliche Bestimmen bei dem Verbinden von Zwecken in das verbindende Wollen selbst gelegt wird und nicht in die entschliessung der verbundenen Menschen."

[47]) Ibid., bl. 89.

[48]) Ibid., bl. 88.

[49]) Stammler, a.w., bl. 89.

[50]) Ibid., bl. 144.



Betätigung eines *rechtlich* bestimmten Wollens in der empfindbaren Wirklichkeit." [51]) Hiertoe het die reg *mag* as hulpmiddel nodig.[52])

Stammler se konstruksie gaan nie op nie. Dit hou net rekening met die bedoeling van die regsteller: wat as reg bedoel word, dit is reg. Dit laat die regsgevoel van die betrokkenes heeltemal buite rekening. Hierdie uitskakeling van die betrokkenes maak dit onmoontlik om 'n verklaring te vind van die gemene reg en gewoontereg wat as bindend gevoel word, alhoewel dit nie uitgegaan het van 'n regswil nie. Netso kan die teorie ook geen verklaring gee vir die bindende gesag van die Volkereg nie.

## B. Die Histories-ewolutionistiese skool

Die historiese of ewolutionistiese skool het die teenstelling van die Middeleeue tussen natuurreg en positiewereg probeer oplos in 'n hoër eenheid. Gierke beweer: „von ihr wurde die alte Zerreissung des Rechts in Naturrecht und Positives Recht endgültig überwunden.... Es erwuchs die Auffassung dass das Recht nicht zum Theil vor und über, zum Theil von und unter dem Staate sei, sondern dass Recht und Staat mit einander erwachsen, für einander bestimmt und in einander gebunden seien." [53])

Von Savigny (1779—1861) was die baanbreker van die nuwe rigting. Op die vraag: hoe ontstaan die reg, het Von Savigny gekom met die antwoord: „das Recht entsteht viel mehr aus der nationalem Rechtsüberzeugung, aus dem unbewusst, instinktiv, mit innerer Notwendigkeit wirkenden sittlichen Aufforderungen des Nationalen gewissens. Das Volk erzeugt das Recht, aus dunklem Schoss, unwahrnehmbar, unerklärbar. Die Entstehung des Rechtes ist eine positive, geschichtliche, geheimnisvolle, wunderbare Thatsache....

Nicht der Geist und der bewusste Wille des Einzelnen erzeugt diese ganze ideale und Soziale Welt, in der wir leben, sondern der Volksgeist, die onbewusst den einzelnen tragende, mit sich fortreissende, überwältigende Gesamtkraft." [54])

Von Savigny gee hiermee 'n oplossing aan die hand vir die probleem hoe die reg uit die mens kan voortkom en tog gebiedend en verbiedend teenoor hom kan staan. Die volk is die eenheid wat die reg voortbring. Die reg groei saam met die Volk: „Das Recht wächst mit dem Volke." [55]) Dit is nie die wil van die heerser

---

[51]) Stammler, a.w., bl. 145.

[52]) Ibid., sien bl. 149.

[53]) Gierke, a.w., bl. 317.

[54]) R. Sohm, *Kirchengeschichte*, Leipzig 1888, bl. 164.

[55]) Schmidt, Dr. R., *Allgemeine Staatslehre*, I, Leipzig 1901 (bl. 95).

nie, maar die Volk self wat, die reg, waarvan hulle die innerlike noodsaaklikheid besef, voortbring. Die reg is 'n mag wat die enkeling beheers (heteronoom) maar wat voortkom uit die volk as groep (outonoom). Reg word nie van buite opgelê nie; sy oorsprong lê in die groepslewe self.

Otto von Gierke [56]) in Duitsland en Eugen Huber [57]) in Switserland bou voort op Von Savigny se gedagtes. In Engeland het die rigting aanhangers gevind in Bryce,[58]) Allen,[59]) Pollock [60]) en Vinogradoff.[61])

Die oplossing vir die outonome-heteronome karakter van die reg lê in die verhouding van die enkeling tot die groep, die gemeenskap. Gierke en Huber [62]) wys op die dubbelnatuur van die mens: elkeen het 'n indiwiduele natuur en 'n gemeenskapsnatuur. Indiwidue is ondenkbaar sonder die gemeenskap en die gemeenskap is ondenkbaar sonder die indiwidue. Die gemeenskap is 'n eenheid maar bestaan tog uit eenhede. In die gemeenskapslewe lê die oorsprong van die reg, waaraan elke indiwidu hom *gebonde voel omdat hy met die gemeenskap meelewe.*[63])

Huber werk die Kantiaanse Kategoriese imperatief in die regswetenskap uit en noem dit *regsidee* of *regsbesef.*[64]) Regsbesef is netsoos ons sedelike besef nie afhanklik van ons kennis (redenering) nie. Moraal en reg is verwante vermoëns. Die mens het sy kenvermoë; die „kognitive Princip," naas sy „agitative Princip" of lewensdrang; maar onafhanklik van beide staan die „regulative Princip",[65]) d.i. die vermoë waardeur 'n mens in staat is om sy eie lewe te beheers en te bestuur en te rig volgens vaste norme. Op die gebied van die moraal word die regulatiewe beginsel getoets aan die sedelike besef en op die gebied van die reg word dit getoets aan die regsbesef.

Regsvorming deur gewoonte is 'n uiting van die regsbesef. Die

[56]) O. van Gierke, *Johannes Althusius,* 4e uitg., Breslau, 1929.
[57]) Eugen Huber, *Recht und Rechtsverwirklichung,* 2e uit., Basel 1925
[58]) Bryce: *Studies in History and Jurisprudence,* Vol. II, Oxford 1901.
[59]) Allen, *Law in the Making,* 2e uitg., Oxford, 1930.
[60]) Pollock, *A First Book of Jurisprudence.*
[61]) Vinogradoff, P., Collected Papers Vol. II, *Jurisprudence,* Oxford, 1928.
[62]) Huber, a.w., *Die Struktur der Gemeinschaft,* bl. 85 v.v.
[63]) Sien Huber, a.w., bl. 152—153, 86, 102 vv., 411, 418.
[64]) Huber, a.w., bl. 94. „Für unsern Gegenstand handelt es sich dabei um die in unserem Bewusstsein liegende Rechtsidee. Wir leiten daraus unser Vermögen der Beurteilung der Dinge ab, die weder mit der blossen Erkenntnis noch mit der blossen Zweckmässigkeit gegeben wäre. Wir führen darauf aber auch die uns verliehene Kraft zurück, Entscheidungen über unser Verhalten zu treffen, die in keinen Weise durch die Bedürfnisse postuliert sein müssen, ja unter Umständen diesen geradezu widersprechen."
[65]) Ibid., bl. 94.



oorgang van 'n gewoonte tot 'n regsgewoonte is geleidelik en kan nie van buite af waargeneem word nie. Dit is die oortuiging dat die navolging van 'n reël 'n bindende verpligting is, wat die gewoonte tot 'n regsgewoonte maak. „Ist die Regel, die in Gemeinschaftsleben befolgt wird, als solche erkannt, und mithin als geboten betrachtet, so tritt sie in den Zustand des bewust gefölgten Rechtssätses." [66])

Von Savigny het alreeds aangetoon dat gewoonte nie die bron van die reg is nie, gewoonte is die kenteken (Kennzeichen) en nie die ontstaansgrond (Entstehungsgrund) van die positiewe reg nie.[67]) Die bron van die reg is die *gemeenskapsbewussyn.* „Als solche quelle (van die reg) betrachten wir das Gemeinschaftsbewusstsein der in gemeinschaft verbundenen Personen." [68]) Die gewoontereg ontstaan nie deur 'n bewuste wilsuiting van die Volk nie, maar uit die gemeenskaplike oortuiging dat daar bindende reëls is. Gierke stel dit so: „Mithin ist das Recht nicht Gesammtwille, dass etwas sein soll, sondern Gesammtüberzeugung, dass etwas ist." [69])

Die reg staan bo alle persone, bind alle persone deur sy innerlike gesag. Dit is die verskil, volgens Gierke, tussen reg en mag. As die een persoon (wil) mag oor 'n ander het en hom daarmee reëls voorskrywe dan is die reëls geen reg nie: „Allein so wenig der Staat wie irgend eine andere menschliche Macht gelten uns als Schöpfer des Rechts. Denn das Recht kann, da es der Inbegriff äusserer Normen für freie Willen ist, seinen Substanz nach nicht selbst Wille sein: wo der Wille den Willen normirt, ergibt sich mit logischen Notwendigkeit immer nur der Begriff der Macht! Soll es nicht blos für diesen und jenen Willen, sondern für den Willen an sich eine bindende äussere Norm geben, zo kann dieselbe nur in einer dem Willen gegenüber selbstandigen geistigen Kraft wurzeln." [70])

Reg ontstaan ook nie, volgens Huber, wanneer iemand intuitief, onbewus 'n reël volg nie, maar eers wanneer die reël bewus erken en as bindend besef word.[71])

Reg word geformuleer, maar hy wat die reg formuleer, skep geen reg nie, nog die wetgewer, nog die regter, nog die regs-

[66]) Huber, a.w., bl. 248.
[67]) Allen, a.w., bl. 46.
[68]) Huber, a.w., bl. 416.
[69]) Gierke, a.w., bl. 318—319.
[70]) Ibid., bl. 318.
[71]) Huber, a.w., bl. 205. „Solange nicht gewisse Regeln befolgt werden, handelt es sich sicherlich erst um eine unklare Betätigung der Anlage des Menschen zur rechtlichen Ordnung. Erst wenn ein Angeordnetes als Regel empfunden und erkannt wird, beginnt das Recht hervorzutreten."

geleerde. Dit is formulering van die reg wat reeds bestaan en in die gemeenskap lewe. „Formulierung ist jedoch nicht erst vorhanden, wenn Rechtssätze in Worte gekleidet und in gefestigter Gestalt überliefert werden. Sie liegt vielmehr schon vor, sobald von den Verbundenen eine bestimmte Regel als bindende Ordnung befolgt wird.[72])

Die ewolutionistiese regsleer het 'n nuwe kyk op die aard van die reg gegee. Die verdienste van die rigting is dat dit die reg 'n eie waarde gegee het. Dit het die bron van die reg gesoek nie in „rein formales denken", wat, volgens Huber, „das Lebenselement nur bei einer Wissenschaft, der Mathematik (ist)" [73]) nie, maar hulle het dit gesoek in die gemeenskapsbewussyn, die regsoortuiging, die aangebore besef van reg en onreg in die gemeenskap.

Reg wat so uit innerlike oortuiging voortkom, steun nie vir sy geldigheid op die dwang van die regsteller of van die regshandhawer nie, maar op die erkenning deur die gemeenskap dat dit bindend is. „Ein Rechtssatz ist immer geltend, wenn wir ihm als Norm für unser rechtliches Verbundensein mit anderen befolgen." [74])

Alhoewel die reg nie van mag afhanklik is om geldig te wees nie, nogtans maak die reg van mag gebruik om sigself te handhaaf. „Das Recht verlangt begrifflich nach Macht, *ist aber Recht, auch wenn ihm die Macht in einem gegebenen Fall fehlt,*[75]) also ein Zwang zu zeiner Verwirklichung ihm nicht zur Verfügung steht. Die lex imperfecta darf damit rechnen, dass am Ende doch das Recht nach dem vernünftigen Bewusstsein, der Menschen ohne Anwendung von Zwang verwirklicht werde.[76]) Die slotsom waartoe Huber kom nadat hy die verhouding van reg en mag ontleed het, is die volgende: „So erscheint uns dann schliesslich die Macht als Dienerin des Rechts, und das Recht als Dienerin der Gemeinschaft." [77])

In hierdie verband is dit belangrik om te let op wat 'n skrywer van die jongste tyd [78]) verklaar: „A view now commonly expressed and apparently gaining in popularity, is that no such constituted

[72]) Huber, a.w., bl. 205.
[73]) Ibid., bl. 407.
[74]) Huber, a.w., bl. 388.
[75]) Kursivering van my.
[76]) Ibid., bl. 241. Ook Gierke verklaar (bl. 319) „Und wenn nur durch die höchste Macht die von der Idee des Rechts postulierte Erzwingbarkeit vollkommen realisirt werden kann: *So ist doch das Recht auch Recht, wenn der Zwang im einzelnen Fall unterbliebt....* falls es nur nicht an der gemeinüberzeugung fehlt, dass ein Zwang, wenn er möglich oder eine dazu kompetente Instanz vorhanden wäre, gerecht sein würde." (Kursivering van my.)
[77]) Huber, a.w., bl. 240.
[78]) Allen, a.w. (1930), bl. 24.



sanction (soos die positiwiste beweer) is necessary for law, *the true and sole sanction residing in popular recognition.*" [79])

Hierdie oortuiging, dat die geldigheid van die reg geleë is in die gemeenskaplike erkenning sonder dwang, kom nog duideliker uit in die geval van die Volkereg. Oppenheim [80]) b.v., definieer dit als volg: „Law of Nations or International Law is the name for the body of customary and conventional rules, which are *considered legally binding* [81]) by civilized states in their intercourse with each other."

„International jurists speak of a custom when a clear and continuous habit of doing certain actions has grown up under the aegis of the conviction that these actions are according to international law obligatory or right." [82])

So ook Brierly.[83]) Volkereg is die „body of rules and principles of action which are binding upon civilized States in their relations with one another"; en verder „a customary rule is observed, not because it has been consented to but because it is believed to be binding." [84])

Maar die ewolutionistiese regsleer het ook leemtes: dit lewer nie 'n voldoende verklaring vir alles wat as reg beskou kan word nie. Dit hou te min rekening met die funksie van wetgewing, soos Allen verklaar: „Savigny and his school undervalued the function of the creative will." [85])

Die opvatting dat wetgewing bloot die formulering is van regsreëls wat reeds in die gemeenskap erken word, is verkeerd. Wetgewing skep dikwels nuwe reg, reg wat selfs in stryd met die regsbesef van die gemeenskap kan wees. Gierke gaan te ver waar hy alle wilsreg die karakter van reg ontsê en dit *mag* noem.[86])

Hierdie leemtes doen egter niks af aan die sentrale gedagte van die skool dat reg om reg te wees geen regsteller vereis nie, geen regshandhawer vereis nie, en geen sanksie vereis nie, mits dit maar deur die gemeenskap as reg gevoel en verbindend geag word.

## SAMEVATTING

Albei die groot rigtings, die positiewe en die historiese of ewolutionistiese skool het ten dele gelyk. Die gemeenskaplike

[79]) Kursivering van my.
[80]) Oppenheim's International Law, Vol. I, 4 uitg., London 1928, bl. 2—3.
[81]) Kursivering van my.
[82]) Ibid., bl. 25.
[83]) Brierly, *Law of Nations*, 2e uitg., Oxford 1936, bl. 1.
[84]) Ibid., bl. 42.
[85]) Allen, a.w., bl. 18.
[86]) Gierke, a.w., bl. 318.

element in albei is dat reg bestaan uit bindende norme of reëls wat geld in 'n gemeenskap.

Teenoor die ewolutionistiese rigting moet aangemerk word dat alle reg nie op 'n natuurlike wyse in die gemeenskap gegroei het nie, reg is dikwels van bo af opgelê en is tog as reg erken omdat die wetgewende gesag van die regsteller erken word. Wetgewing bestaan ook nie net in die uitvaardiging en formulering van reëls wat in die Volk lewe en reeds deur die Volk (gemeenskap) as bindend erken word nie; nuwe reg word dikwels deur die heerser gevorm en hierdie nuwe reg ontleen sy karakter en gesag aan die heerser.

Maar teenoor die positiwiste moet aangemerk word dat alle reg ewemin wilsreg is, wat die karakter van reg het bloot omdat dit deur die regsteller afgedwing word.

Die oplossing moet o.i. gesoek word in 'n kombinasie van die twee rigtinge. Naas die in die gemeenskap gegroeide reg, wat steun op die regsbesef van die gemeenskap, bestaan daar ook die gewilde reg (jus voluntarium); [87]) en vir die bestaan daarvan is dit nie afhanklik van die wyse waarop dit „gewil" is nie, deur die heerser, deur die Volksvergadering of parlement, of ook van die feit of dit beklee is met 'n sanksie al dan nie, mits dit maar deur die gemeenskap as bindend erken word. M.a.w. *reg is geldende bindende reëls vir die menslike samelewing.*

Hierdie definisie hou rekening met al die kenmerke van reg wat o.i. essensieel is:

1. Dit onderskei reg van moraal. Reg is *bindend* terwyl moraal vrylatend is. Die moraal doen 'n beroep op die indiwidu: jy *behoort* so en so te handel; die reg skrywe 'n bindende verpligting voor: jy *moet* so en so maak. Die moraal behoort tot die terrein van die menslike lewe wat deur die reg as sy eie persoonlike erken word. Binne die terrein van indiwiduele vryheid is die indiwidu vry om sy lewe in te rig na eie goeddunke, volgens die reg. So gou hy egter die grense van daardie gebied oorskry, word

[87]) Conf. Huber wat dit nie heeltemal met Von Savigny en Gierke eens is nie. In sy aangehaalde werk verklaar hy op bl. 249: „Neben dieser unmittelbaren, aber langsam wirkenden Formulierung aus dem Gemeinschaftsleben heraus (gewoontereg) begegnet uns dann aber, und zwar mit der fortschreitenden Rechtskultur immer mehr vorherrschend, eine andere Art der Bildung der Rechtssätze. Der Trager der in der Gemeinschaft liegenden Gewalt vermag sich mit der Befugnis auszurüsten, Rechtssätze von sich aus zu bilden, und wäre es auch nur in der Weise, dass er dasjenige, was durch das gewohnheitsmässige Befolgen eine bestimmtere Gestalt schon angenommen hat, der Bildung des Gewohnheitssatzes vorgreifend, als Recht gebietet.... Der Inhaber der Gewalt, der zu solcher Rechtsformulierung schreitet, mag sich diese Befugnis rein tätsachlich aneignen, und übt sie dann auch, soweit diese Rechtssetzung von den Unterworfenen anerkannt wird...."



hy weer onderhewig aan die bindende verpligtinge wat die regsverkeer meebring.

2. Dit onderskei reg van willekeur. Reg is heteronoom, algemeen geldende reëls wat elke persoon as persoon sonder uitsondering beheers, terwyl willekeur geen algemene gelding kan verkry nie. 'n Willekeurige bepaling is ook net bedoel vir 'n besondere geval en besondere omstandigheid.

3. Die reg gaan oor die lewe uiterlik sowel as innerlik. Waar Holland praat van „law" as „a general rule of external *human action....*" [88]) hou hy nie rekening met die feit dat regsreëls ook gaan oor innerlike dryfvere soos *opset, voorbedagte rade, goeie trou,* ens., m.a.w. oor innerlike subjektiewe gesteldhede, nie. Hy hou ook nie rekening met die feit dat regsreëls nie net betrekking het op menslike handelinge (human actions) nie, maar ook op gebeurtenisse. B.v. in die gevalle van reëls i.v.m. meerderjarigheid, verjaring, erfopvolging, ens., word 'n regsgevolg verbind aan 'n gebeurtenis.

4. Reg is geldende reëls. Dit moet deur die gemeenskap vir wie dit gestel is as geldend beskou en aanvaar word, soos Oppenheim sê: „Considered legally binding." [89]) Die vereiste van Holland en die ander positiwiste dat die reëls afgedwing moet word is heeltemal oorbodig. Dwang moet dikwels aangewend word om die reg te handhaaf, maar daarom behoort dwang nog nie tot die wese van die reg nie. Die gelding van die reg hoef dus nie te wees vis coactiva nie, dat kan ook wees vis directiva, mits dit opgevat word as 'n stellige verpligting.

### Is Kerkreg bestaanbaar?

Ons kom nou terug op die vraag gestel aan die begin van hierdie hoofstuk: Het kerkreg 'n reg van bestaan in die kerk? Voldoen kerkreg aan die vereistes van reg soos hierbo uiteengesit?

Sohm [90]) betwis dit. Sy argument is drieledig:

1. Die wese van die Kerk is geestelik en het betrekking op die ewige dinge terwyl die reg in sy wese tot die aardse natuurlike lewe behoort; [91])

2. die reg as sodanig is van nature formeel terwyl die kerk van geen vorm wil weet nie behalwe ooreenstemming met die Wil en Woord van God; en

3. die reg is dwingend van aard, terwyl in die kerk geen sprake van dwang kan wees nie. In die kerk kan alleen vrye gehoorsaamheid uit liefde wees.

[88]) Holland, a.w., bl. 42. Kursivering van my.
[89]) Oppenheim, a.w., bl. 2—3.
[90]) Sohm, *Kirchenrecht.*
[91]) Sohm, a.w., Voorrede, bl. X.

Sohm se eerste argument gaan uit van 'n verkeerde opvatting van die begrip Kerk. Hy laat die indruk eensydig val op die misties geestelike karakter van die Kerk. Hierdie opvatting is seer seker nie gebore uit 'n minagting vir die Kerk nie, maar juis uit sy hoë waardering van die geestelike karakter van die Kerk. Sy eie agting vir en kinderlike geloof in die geestelike karakter van die Kerk as liggaam van Christus word duidelik op die voorgrond gestel.[92])

Sohm staaf hierdie gedagte op grond van sy historiese ondersoek van die ontstaan van die Christen gemeentes of, „ekklesiae".[93]) In klassieke Grieks beteken „ekklesia" „die durch den Herold entbotene Vollversammlung der freien Bürger *(ekkleioi)*, die regierende Volksversammlung des griechischen Freistaats. Keine andere Versammlung heisst ekklesia. Auch die Vereinsversammlung nicht." [94])

Hier val die nadruk op *volks*versameling en nie op die versameling of vergadering van 'n vereniging onder die Volk nie. Hierdie gedagte lê ook in die Christelike „ekklesia": „Ekklesia bezeichnet jetzt das neutestamentliche Volk Israel; das neutestamentliche Volk Gottes, d.h. die Christenheit." [95]) Dan sê Sohm verder: „Indem die Christenversammlung ekklesia heistt wird nicht ihre thatsachliche Gestalt, (ob viele ob wenige), sondern ihr geistlichen Wert ausgedrückt." [96])

In die begin word die woord ekklesia dus gebruik vir die versameling van die ganse Christenheid. Maar spoedig kom die woord voor as aanduiding van die plaaslike Christelike gemeente (örtliche gemeinde). Hierin openbaar die kerk hom alreeds in die vorm van 'n plaaslike instituut, maar daarvan wil Sohm niks weet nie. Hy probeer dit as volg wegredeneer: Oral waar mense in die naam van Jesus vergader daar is die *ekklesia*. Hulle is dan vir daardie oomblik die sigbare openbaring van die onsigbare liggaam van Christus. Of die versameling nou ook al groot of klein, plaaslik of algemeen is, as hulle in die Naam van Christus vergader is dit die ekklesia. Die karakter van die ekklesia word dus nie afgelei uit die feit dat dit 'n Volksversameling of 'n plaaslike versameling is nie, maar uit die feit dat dit 'n versameling van Christengelowiges (die Volk van God) is. „Damit ist jede orts-gemeindemässige, vereinsmässige überhaupt jede örtliche und

---

[92]) C.f. aangehaalde bl. uit Sohm se werk op bl. 1 van hierdie hoofstuk.

[93]) C.f. F. L. Rutgers: *Het Kerkrecht in zoover het de Kerk met het Recht in Verband brengt* (J. A. Wormser, Amsterdam 1894), bl. 12.

[94]) *Kirchenrecht* I, bl. 16.

[95]) *Kirchenrecht* I, bl. 18.

[96]) *Kirchenrecht* I, bl. 18.



korporatiewe Art der Verfassung ausgeschlossen. Es gibt nur ökumenische Versammlunge, Organe." [97])

Maar waar hierdie ekklesia tog georganiseer was, daar was dit volgens Sohm „nicht rechtliche sondern charismatische Organisation." [98]) D.w.s. die Kerk word geregeer direk deur die genadegawes wat God daaraan gegee het — dit was dan ook 'n „Gott gegebene Organisation." [99]) Van Christus ontvang die ekklesia die gawe van lering (Lehrgabe). Daar is geen vaste ampte nie, daar is net sommige lede wat meer as andere beskik oor die genadegawes en voorgaan in die vergadering. Selfs waar sulke lede spesiaal afgesonder word deur ordening word daardeur nog geen vaste dienste ingestel nie — dit is maar net 'n geestelike handeling waardeur die genadegawes, wat so'n persoon reeds besit, versterk word." [100])

In die kerkelike lewe is daar vir menslike reëling geen plek nie. „Alles gaat (om het zoo eens uit te drukken) vanzelf, ongeveer zooals dat ook het geval is bij de leden van het menschelijk lichaam." [101])

Waar Sohm later voor die onbetwisbare historiese feit van die ontwikkeling van 'n vaste organisasie binne die kerk kom, motiveer hy dit as volg: „Alles was die Ältesten vermögen, steht ihnen nur als Führern und Vertretern der Versammlung zu. Wie dann, wenn die Versammlung den Weisungen der Ältesten den gehorsam verweigert?

Dieser Augenblick wird kommen, und in demselbe augenblick wird die Einführung rechtlicher Ordnung als geschichtliche Notwendigkeit sich erweisen. Das Kirchenrecht wird kommen und durch das Kirchen-recht wird das Uhr-Christentum in Katholisches Christentums sich verwandeln." [102])

Ons kan Sohm se gedagtegang as volg opsom:

1. Kerkreg bots met die wese van die Kerk.
2. Die ontstaan van Kerkreg het dus tot gevolg gehad dat die wese van die Kerk moes verander van 'n geestelike gemeenskap tot 'n menslike instituut.
3. Die opkoms van kerkreg is moontlik gemaak deurdat die begeerte eerstens, na uiterlike formele ordening, en tweedens, na uiterlike beskerming van kerklike goedere, en eindelik na uiterlike formele beskerming van die kerkleer, sterker was as die vertroue „der Christenheit auf die leitende Fürsorge des Gottlichen

---

[97]) *Kirchenrecht* I, bl. 22.

[98]) *Kirchenrecht* I, bl. 26.

[99]) do bl. 26.

[100]) do bl. 64.

[101]) Rutgers: *Het Kerkrecht*, bl. 29.

[102]) *Kirchenrecht* 1, bl. 156.

Geistes." [103]) M.a.w. die gesag van God in die Kerk het gekrimp namate die gesag van die mens toegeneem het.

Hierdie beskouing van Sohm bevat veel nuttige gedagtes en ook veel wat waar is, maar nogtans kan ons nie saamstem met sy voorstelling en gevolgtrekkings nie.

Die swak skakel in sy argument blyk daaruit dat hy tog moet erken dat regsordening 'n *geschichtliche Notwendigkeit* vir die Kerk was. Ons kan nie aanneem dat hierdie noodwendige ordening iets is wat in die kerk ingesluip het buite die Wil van God om nie. Soos Rutgers [104]) tereg sê: „Christus heeft zijne kerk toch bestemd, om onder menschen te bestaan en zich uit te breiden; en hoe kan dan de eenige wijze, waarop zulks mogelijk was, met het voor de kerk bepaalde wezen in strijd zijn?"

Wat meer is, hierdie voorstelling bots met die duidelike getuienis van die Heilige Skrif. Die Gereformeerdes beroep hulle steeds vir hulle kerkinrigting op die duidelike uitsprake van Christus en die Apostels. Reeds in die Nuwe Testament het ons duidelike aanwysinge vir 'n vaste orde en regsreëling in die Kerk.[105])

Die fout wat Sohm maak is dat hy geen rekening hou met die sigbare kerk nie. Hy wil nie weet van 'n natuurlike lewe nie. Die kerk is vir hom 'n organisasie wat heeltemal buite die natuurlike lewe van die mensheid staan. Hiervan sê Prof. Rutgers: [106]) „Zij (die kerk) wordt opgevat als een organisme, buiten en tegenover het bestaande organisme der menschheid; terwijl zij juist integendeel dat organisme zelf is, dat, wel verre van vernietigd te worden, door Gods macht zoo hersteld en herschapen is, dat het in zijn eigenlijk wezen nu alleen bestaat uit de leden die naar Gods beschikking zijn wedergeboren. Zij wordt voorgesteld, uitsluitend als een geestelijk organisme, niet slechts in zoover zij onzichtbaar is, maar ook in zoover zij zichtbaar is; zonder dat erkend wordt, dat hier op aarde de vorm van een menschelijk samenleven haar moet eigen zijn."

Al moet ons toegee dat die wese van die kerk geestelik is, kan daardie wese hier op aarde alleen uiting vind in 'n menslike vorm. Inplaas dat dit in stryd met die wese van die kerk is, is dit juis 'n openbaring daarvan.[107])

Sohm se *tweede* beswaar hang saam met wat ons so ewe van sy kerkbegrip gesê het: Aangesien daar volgens hom geen plek

---

[103]) *Kirchenrecht* 1, bl. 456.
[104]) *Het Kerkrecht*, bl. 31.
[105]) C.f. H. Bouwman: *Ger. Kerkrecht* I, bl. 7, § 6 en Hand. 6, 15; Ef. 4 : 11; 1 Petr. 5 : 2.
[106]) Rutgers: *Het kerkrecht*, bl. 33.
[107]) *Kirchenrecht* II, bl. 25 en bl. 41.



is vir 'n formele kerkinrigting nie, kan daar ook geen regsordening wees nie aangesien die reg uit sy aard formeel is.

Sohm is volkome korrek as hy die reg as formeel van aard bestempel, maar dit is nog geen rede waarom dit nie ook op die kerklike organisasie van toepassing sal kan wees nie. Sy redenering gaan uit van die veronderstelling dat vorm en wese teenoor mekaar staan — dat daar noodwendig stryd tussen vorm en wese moet wees.

Waar die kenmerk van die regsvorm juis sy onpartydigheid, objektiwiteit, bestendigheid en onaantasbare gesag is, bring dit mee dat vorm geld ten koste van die wese. „Das Wesen der rechtlichen Befugnis ist nicht, dass sie zwangsweise durchgesetzt werde wohl aber, dass sie *formaler Natur* sei, dass sie auf Grund bestimmten Thatsachen der Vergangenheit zustehe, ohne Möglichkeit der Kritik, ohne Rücksicht darauf, ob sie gegenwartig als sachlich gerechtfertigt erscheint oder nicht." [108])

Dit kan toegegee word dat daar soms in die praktyk 'n teenstelling is tussen vorm en wese, maar dit is nie daaraan te danke dat die twee begrippe uit die aard van die saak in stryd met mekaar is nie. Die vorm is tog nie maar bloot willekeurig daargestel nie. Die vorm is maar net die middel waardeur 'n poging aangewend word om die wese tot uiting te laat kom. M.a.w. die vorm is juis daar om die wese te *dien*, dit ontleen sy reg van bestaan aan die wese en het alleen waarde in betrekking tot die wese.

Die feit dat die vorm dikwels aan die wese tekort doen kan nie gewyt word aan die bestaan van die vorm op sigself nie, maar aan die onvolkomenheid daarvan. Ons mag ook nie omrede van die onvolkomenheid van die vorm, die vorm self weggooi nie, want hoe sou ons dan uitdrukking gee aan die wese? Al bestaan die gevaar dat die vorm die wese mag verdring is die gevaar vir die kerkreg, en veral vir die gereformeerde kerkreg nie so'n aktuele nie, aangesien die grondslag van die gereformeerde kerkreg is die feit dat die vorm altyd weer aan die Woord van God getoets en daarmee in ooreenstemming gebring word.[109]) Die formele kerkreg het dus altyd die korrektief van Gods Woord. Dit laat in die laaste plek die gewete vry om te oordeel of dit gebonde wil wees aan die vorm, of nie. Dit probeer om die getal vorme so beperk moontlik te hou, met inagneming van die noodsaaklike vereistes van goeie orde binne die kerklike instituut.

Die feit dat kerkreg dus ook formeel is, maak dit nog nie in stryd met die wese van die kerk nie.

---

[108]) *Kirchenrecht* 1, bl. 23.
[109]) C.f. Rutgers: *Het Kerkrecht*, bl. 19. *Regsbevoegdheid*, bl. 8 en 9.

Aan die ander kant kan die vraag gestel word: Is die gesag van die formele kerkreg wel regsgesag, aangesien soos net hierbo aangetoon is, die regsverordening nie absolute gesag bokant die Woord van God het nie. Die kerk erken die volstrekte heerskappy van die Woord van God alleen en van die regsordening insoverre dit met die Woord van God in ooreenstemming is.

Zevenbergen [110]) sê die volgende: „Hiervoor is beslissend de mate, wil men aard, van verbindendheid van de ordening der kerk. Is deze ordening onvoorwaardelijk bindend, zoolang ze gezegd kan worden een ordening van de kerk afkomstig, door de kerk gewild te zijn, dan is deze ordening zeker recht. Is dit echter niet het geval, is in het bijzonder de ordening alleen bindend, als ze niet met Gods Woord strijdt, dan mist zulk een ordening het karakter van recht. Dit laatste standpunt wordt gehuldigd door de Gereformeerde kerken in Nederland. In dezen gedachtengang is kerkrecht reeds uit dezen hoofde geen recht in den door ons gebezigden zin te noemen."

Hierdie redenering gaan egter nie op wat die gereformeerde kerkreg betref nie. Dit is nie korrek om te beweer dat „de ordening alleen bindend (is), als ze niet met Gods Woord strijdt." Inteendeel die ordening is *wel bindend* selfs waar dit, volgens die oordeel van een of ander lidmaat of gemeente, nie in ooreenstemming is met die Woord van God nie. Wat wel waar is, is dat die kerk geen indiwidu (of selfs gemeente) kan dwing met uiterlike dwangmiddels tot gehoorsaamheid aan die ordening as hulle dit nie wil aanvaar nie. Hierdie feit maak egter nog nie die ordening ongeldig nie. Daar staan vir die onwillige twee weë oop:

1. Hy kan hom onttrek aan die kerk wat volgens sy insigte nie meer ingerig is volgens die eise van Gods Woord nie; of

2. hy moet die Ordening eerbiedig tot tyd en wyl hy langs die deur die Ordening self bepaalde weg daarteen kan opkom om dit verander te kry, in ooreenstemming, volgens sy oordeel, met die Woord van God.

Rutgers [111]) verklaar dieselfde: „Dat (die feit n.l. dat die Woord van God soewerein is) wil nu niet zeggen, dat men in de kerk zich volstrekt niet zou te storen hebben aan wat verder is vastgesteld, en dat individueele willekeur daar den vrijen teugel heeft. Ook wie meent, dat er van Gods Woord wordt afgeweken, moet daartegen ordelijk opkomen, d.w.z. naar de daarvoor vastgestelde vormen. Ook hier zijn dié voor het wezen onmisbaar; en ook dit is een eisch van Gods Woord. Maar ten slotte gaat dat Woord

---

[110]) W. Zevenbergen: *Formele Encyclopaedie der Rechtswetenschap*, 's-Gravenhage (1925), § 32, kerkrecht.
[111]) Rutgers: *Het Kerkrecht*, bl. 20.



dan toch boven alles; als het zijn moet, gelijk eenmaal in de 16e eeuw. Hare reformatie was geen revolutie, maar juist een herstel van de goede rechtsorde; niet in strijd met het kerkrecht, maar juist daardoor geëischt."

Dit is ook dieselfde standpunt wat Voetius inneem t.o.v. die bindende krag van Sinodale besluite.[112])

Wanneer Zevenbergen verklaar: „Consequent wordt dan ook in het Gereformeerde stelsel gebroken met de gedachte als of de lex posterior zou derogeeren aan de lex prior," [113]) is dit juis wat betref die verhouding van die kerkordening tot die voorskrifte van Gods Woord. Maar al is wat Gods Woord voorskryf absoluut en kan dit deur die kerkordening nie kragteloos gemaak word nie, bind die ordening elke lid van die kerk, al is die ordening ook in stryd met die strekking en gees van Gods Woord. 'n Beroep op die teenstrydigheid beroof die Ordening nie van sy regskrag nie. Dat dit ook die standpunt van ons howe is blyk uit 'n opmerking van Regter-President Gardiner [114]) in die loop van die verhoor van die Saak *du Plessis vs. die Sinode van die N.G. Kerk,* waarin hy verklaar het dat die algemene beginsels van die kerkreg (wat aan Gods Woord ontleen is) geen gesag het teenoor die uitdruklike bepalings van die kerkwet op dié bepaalde punt nie. Alleen insoverre as wat daar 'n leemte in die kerkwet is, mag nagegaan word wat die algemene beginsel op die punt is.

Ons kom dus tot die gevolgtrekking dat die formele karakter van die reg dit nie in stryd bring met die wese van die kerk nie.

Sohm se beswaar geld wel teen dié stelsels van kerkregering waar die wese ondergeskik gemaak word aan die vorm n.l. in die geval van die Roomse- en kollegiale kerkreg, sal dit duidelik blyk.[115])

Die gereformeerde Kerkreg daarenteen strewe steeds daarna om die *vorm* deur die *wese* te laat beheers, maar sorg daarvoor dat die vorm nie van sy bindende regskrag berowe word nie. Waar daar nog soms botsing kom tussen vorm en wese is dit 'n „feitelijk conflict der praktijk, niet een principieele tegenstelling der begrippen zelve." [116]) Of soos Jansen [117]) dit stel: „Het komt voort uit de zondige toepassing van het beginsel. Bij zulk een conflict moet er naar overeenstemming van wezen en vorm ge-

---

[112]) Sien Voet, P. E., IV, 178; IV, 217—218 en bespreking verder aan.
[113]) Zevenbergen: *Encyclopaedie*, § 32, Kerkrecht.
[114]) Die Kerksaak (Nas. Pers.), bl. 64—65. (Hierdie uitlating kom nie in die vonnis voor nie.)
[115]) C.f. Rutgers: *Het Kerkrecht*, bl. 20.
[116]) Rutgers: *Het Kerkrecht*, bl. 19.
[117]) J. Jansen, *De Kerkelijke Tucht*, bl. 127, 128.

zocht worden, desnoods door een nieuwen vorm van kerkrecht aan te nemen. In de 16de eeuw deugde de vorm van kerkrecht niet meer en is toen naar de Schrift weer hersteld."

Sohm se laaste beswaar geld die dwingende karakter van die reg. Hier skyn dit asof ons met 'n prinsipiële teenstelling te doen het. Die kenmerk van die reg is o.a. dat dit dwingend van aard is, terwyl die kerk 'n geestelike organisasie is wat op liefde en vrye gehoorsaamheid berus.

Sohm se bewering is dat, waar regsordening in die kerk gekom het, dit geskied het ten koste van die ware wese van die kerk.[118]) As die kerk sy ware wese wil handhaaf dan kan daar geen regsordening wees nie, maar hoogstens 'n konwensionele ordening,[119]) omdat dit die kerk nie sy reëls kan afdwing nie. Hierdie opvatting is die positiewe opvatting [120]) van die reg wat leer dat tensy dit afdwingbaar is, dit geen reg is nie. Ons het reeds genoegsaam op die onjuistheid van so'n voorstelling gewys. Die rede waarom reg en dwang met mekaar vereenselwig word is geleë in die feit dat dit in die praktyk van die burgerlike regspleging 'n noodsaaklike hulpmiddel [121]) van die staat is in die handhawing van die reg. Hierdie ongelukkige toestand kan nie aan die reg gewyt word nie, maar aan die bedorwenheid van die mens wat nie vrywillig die reg wil gehoorsaam nie. As daar geen sonde in die wêreld was nie, sou daar ook geen noodsaaklikheid vir die gebruik van dwingende mag gewees het nie.

Soos reeds tevore (bl. 14) aangetoon is bestaan die reg uit geldende bindende reëls. Die reg moet bind en wil gehandhaaf wees, maar dit is nie nodig om dit met geweld te doen nie. As dit daarsonder kan geskied, soveel te beter. In die praktyk van die lewe is dit ook in verreweg die groot meerderheid van gevalle nooit nodig om van geweld gebruik te maak nie. Die meeste mense gehoorsaam die reg sonder dat hulle ooit daartoe gedwing word.[122]) Dit is wat gebeur, of behoort te gebeur, in die kerklike gemeenskap. Dit is 'n organisasie wat sy regsorde het, maar wat daardie orde handhaaf sonder om gebruik te maak van uiterlike dwangmiddels. Die ideaal is: vrye gehoorsaamheid uit liefde.

Indien die vrye gehoorsaamheid nie in alle gevalle verkry kan word nie, het die kerk ook sy sanksies. Hierdie sanksies is nie penale sanksies nie maar, in ooreenstemming met die doel en wese van die kerk, in die geaardheid van 'n waarskuwing, ver-

[118]) Sohm, a.w., I, bl. X; 156, 456—459.
[119]) Ibid., I, 26, 27, 156; II, 51—52. Rutgers, a.w., bl. 21. Sien die verskil deur ons gemaak tussen konvensie (moraal) en reg op bl. 14.
[120]) Sien bl. 4 e.v.
[121]) C.f. Huber, a.w., bl. 240.
[122]) Sien ons behandeling op bl. 10 e.v.



maning, opvoeding. Die laaste, uiterste middel is ekskommunikasie, maar selfs hierdie maatreël is geen dwangmiddel nie, maar die uitsluiting van iemand wat hom deur sy eie optrede reeds ongeskik gemaak het om verder deel te hê aan die kerklike gemeenskap.[123])

Waar Sohm met hierdie beswaar die oog gehad het op die Roomse stelsel, wat nie sou skroom om van uiterlike geweld gebruik te maak, indien dit nie deur die Staat verhinder word nie, en ook op die Reformasie van die 16e eeu, wat dikwels met geweld deurgevoer is, is dit geregverdig. Maar sy beswaar gaan nie op teen die huidige stelsels van die Gereformeerde Kerkregering nie. Die Gereformeerdes handhaaf hulle kerkordes, maar sonder die gebruik van uiterlike dwangmiddels.

Ons konkludeer dus dat die wese van die reg, opgevat as geldende bindende reëls in die samelewing, nie in stryd met die wese van die kerk is nie.

Kerkreg, opgevat as die geldende bindende norme vir die Kerk as gemeenskap, as georganiseerde instituut, het nie alleen 'n goeie reg van bestaan in die kerk nie, maar is 'n noodsaaklike vereiste van 'n gesonde kerklike lewe. Die kerkreg behoort nie tot die wese van die kerk nie, maar dien die welwese van die kerk as georganiseerde gemeenskap.

Die kerkreg is *uiterlik* insoverre as wat dit te doen het met die norme vir die reëling van die verhouding van die kerklike gemeenskap tot ander gemeenskappe, veral teenoor die Staat; die kerkreg is *innerlik* insoverre as wat dit te doen het met die norme wat die regsverhoudinge van die lede binne die instituut reël.[124])

Kerkreg word onderskei in jus canonicum en jus ecclesiasticum. Die jus canonicum is die versameling van al die regsvoorskrifte, wat deur die hoogste wetgewende gesag in die Rooms Katolieke Kerk gemaak is. Dit behels al die besluite van die oecumeniese Konsilies (algemene Kerkvergaderinge) en die pouslike dekrete.

[123]) Die doel van kerklike straf is drieledig: die eer van God, die behoud van die sondaar (oortreder), en die bewaring van die kerk (handhawing van die orde). Die kerk het selfs in die handhawing van sy reg nog altyd die welsyn van die oortreder op die oog. Hier is geen sprake van vergelding vir gedane leed nie soos tot nogtoe grotendeels die oorheersende gedagte in die strafregspleging was. Tog is dit interessant om daarop te let dat die strafregspleging ook in die kerklike rigting ontwikkel. Die moderne kriminologie neig meer en meer daartoe om die regsoortreder te beskou as iemand wat geestelik abnormaal is en genees moet word, eerder as 'n misdadiger wat gestraf moet word en van wie vergelding geëis word vir die gedane leed. C.f. van Hamel, *Nederlandsche Strafrecht*, 4e druk, Haarlem 1927, bl. 476 e.v. Liszt–Schmid, *Strafrecht*, 23e uitgawe, Berlin 1927, bl. 15—26, *Handwörterbuch der Kriminologie*, 1 Band, Berlin 1933, Kriminalanthropologie und Kriminalbiologie. R. v. Hippel, *Deutsches Strafrecht*, 1e Band, Berlin 1925, bl. 479 v.v.
[124]) W. Zevenbergen: *Formele Encyclopaedie der Rechtswetenschap*, bl. 185.

Dit het nie net vir die kerklike lewe gegeld nie, maar ook vir die burgerlike lewe van die kerklede naas die jus Romanum.[125]) Die jus canonicum bestaan vandag nog as geldige Roomse reg.[126]) Die jus canonicum is sedert 1917 vervat in die *codex juris canonici*, wat die ou *corpus juris canonici* vervang het.[127])

Die jus ecclesiasticum of kerkreg, soos ons dit ken, het tot voorwerp alleen die regsverhoudinge wat in die kerk as organisasie bestaan of moet bestaan.

Die jus ecclesiasticum word onderskei in jus constituendum en jus constitutum. Hierdie onderskeid word vanuit Gereformeerde standpunt as volg opgevat:

Jus Constituendum „is de ideëele opvatting van de regelen in de kerk gemaakt, gelijk ze der kerk voor oogen zweven, en die door de studie van het kerkrecht, het onderzoek van de Heilige Schrift en de deductie uit de gevondene beginselen steeds helderder in het licht treden," terwyl jus constitutem „is de practische regeling van het recht, dat een proces doorloopt, en poogt het ideëele recht te realiseeren, maar er slechts gebrekkig in slaagt het te belichamen. Wat de kerk vasstelt is dus geen absolute wet, maar een regeling, afgeleid uit het Woord van Christus, naar de behoeften van bijzondere omstandigheden in bepaalde tijden." [128])

Die jus constituendum is dus die beginsels wat ten grondslag van die stellige reg, jus constitutum, lê. Die eerste is die wese, die laaste die vorm waarin die wese vasgelê is.[129])

Vir die doel van hierdie ondersoek sal ons ons in hoofsaak bepaal by die jus constitutum, d.w.s. die kerklike wette en bepalinge van die N.G. Kerke in Suid-Afrika, insoverre as wat dit betrekking het op die regerende liggame: kerkraad, Ring en Sinode.

---

[125]) C.f. Zevenbergen, a.w., § 32.

[126]) Teoreties altans. Die Roomse maak geen verskil tussen Kerklike en Siviele lewe nie. Die reg van die kerk gaan dus oor die hele lewe, kerklik sowel as burgerlik. Volgens hierdie standpunt het die kanonieke reg gelyke gesag met die jus civile. In hoeverre dit ooit in praktyk werklik so toegepas is, is 'n vraagstuk waar ons nie hier verder op kan ingaan nie. C.f. die volgende hoofstuk oor die Roomse stelsel van kerkregering.

[127]) *Codex Juris Canonici*, gepubliseer deur Pous Benedict XV op 27 Mei 1917 om in werking te tree op 9 Mei 1918.

[128]) H. Bouwman, *Gereformeerd Kerkrecht*, 1, bl. 2.

[129]) C.f. H. J. Pienaar: *Die Inrigting van die Ned. Gerf. Kerk in S.A.*, Kaapstad 1942, bl. 2.

HOOFSTUK 1

# DIE VERSKILLENDE STELSELS VAN KERKREGERING

Dit val buite die bestek van hierdie werk om 'n volledige historiese oorsig te gee van die stelsels van kerkregering wat in die loop van tyd ontwikkel het.[1]) Net 'n vlugtige skets word gegee van die vernaamste beginsels wat die verskillende stelsels beheers, om daardeur 'n beter begrip te kry van die waarde en betekenis van die stelsel wat in ons N. G. Kerke in Suid-Afrika gevolg word.

## I. *Die Roomse of Papale Stelsel*

is die stelsel wat in die Rooms-Katolieke Kerk ontwikkel het en die kerklike lewe vir 15 eeue beheers het tot aan die Hervorming.

Die uitgangspunt van die stelsel is die eenheid van die Sigbare Kerk. Daar bestaan nie so iets as 'n onsigbare geestelike liggaam van Christus nie. Wat Christus op aarde gestig het is 'n uitwendige sigbare instituut, wat die hele wêreld omvat ten einde die saligheid aan die mens te bring. Die eenheid van die Christendom kan alleen op een wyse tot uiting kom en dit is in een groot wêreldkerk. Hierdie kerk ken geen grense van lande, van kulture, van nasies nie. Die kerk vorm die uiterlike band van wêreldeenheid en dit word in stand gehou deurdat die kerk as geheel een liturgie, een algemene belydenis, een sentrale regering en een algemene taal (Latyn) besit.

Die kerk is 'n geestelike Ryk (civitas Dei) op aarde, gekenmerk deur 'n skerp standsverskil.

Aan die een kant staan die clerus, of Ampsdraers wat die regering van die kerk uitoefen. Aan hulle is opgedra alle gesag. Deur die verpligte coelibaat en wyding tot die amp word hulle vir altyd onttrek aan die gewone sosiale, nasionale en familielewe. Hulle alleen besit die genademiddels (charismata) waardeur die kerk voortgeplant word. Daarom maak hulle in eigentlike sin die kerk uit.

Aan die ander kant staan die gewone leke. Hulle het geen regte nie, alleen pligte, die verpligting van onderwerping en die van gehoorsaamheid aan die clerus. Hulle verkeer in 'n posisie van

---

[1]) Vir 'n saaklike uiteensetting sien: *Kerkelijk Handboekje*: P. Biesterveld & Dr. H. H. Kuyper. (Inleiding). — Dr. A. Kuyper: *Tractaat van de Reformatie der Kerken*, bl. 45 en volg. — Dr. M. Bouwman: *Voetius over het gezag der Synode*, bl. 10 en volg.

absolute onderworpenheid aan die clerus. Hulle vorm nie die kerk nie — alleen die amp doen dit.

Die kerkregering is hierargies — en word beperk tot die priesterstand. Maar nog meer, dit is ook monargaal omdat die absolute heerskappy by die Pous berus. Die gesag in die kerk daal neer van bo af: van die Pous, as direkte verteenwoordiger van Christus op aarde.

Daar het 'n lang tyd binne die Roomse kerk stryd geheers tussen die episkopaalse en papale stelsels. Volgens eersgenoemde berus die gesag by die biskoppe in hulle kerklike vergaderinge (Konsilies) waarvan die pous wel voorsitter kan wees, maar dan as primus inter pares. Die konsilie-stelsel het egter 'n gevaar vir die eenheid van die wêrelkerk opgelewer omdat nasionale verskille altyd 'n rol sou speel. Die stryd het dan ook ten gunste van die pous uitgeval, wat sedert die Vatikaanse konsilie (1870) erken word as absolute, onfeilbare, alleenheerser oor die kerk as geheel: „Ubi papa ibi ecclesia."

Die pous besit die primatus jurisdictionis et honoris. Hy verteenwoordig die kerk altyd en oral. By hom berus die hoogste wetgewende sowel as uitvoerende gesag vir beide leer en inrigting van die kerk. Hy het absolute toesig oor die clerus, verleen setels ens. In kort: die pous is Christus se stadhouer op aarde.

Hierdie stelsel bring mee dat die kerk oor die Staat heers. Die feit dat dit in die praktyk vandag nie meer geskied nie, doen aan die bestaan van die beginsel geen afbreuk nie. Die Roomse ken geen afsonderlike lewensterreine wat elk na sy eie reël en wet moet ontwikkel nie. Vir Rome is daar net een gesag op aarde en dit is die kerk. Dus: kerkskole, kerklike wetenskap, kerklike kuns en 'n kerkstaat. Volgens hierdie stelsel behoort daar geen nasionale owerhede te wees nie, want dit verbreek die band van eenheid. Christus het aan Petrus twee swaarde gegee, die een verteenwoordig die wêreldlike mag en die ander die geestelike mag, en die kerk hanteer altwee. Waar die wêreldlike owerheid regeer geskied dit net op grond van die een swaard wat die Pous aan die wêreldlike owerheid toevertrou.

## II. *Die Lutherse Stelsel*

Die Lutherse Reformasie het gebreek met die Roomse stelsel op twee kardinale punte, n.l.:

1. die leer van een sigbare kerk; en
2. die leer van die Stande (clerus en leke).

Wat die eerste betref het Luther na die ander uiterste gegaan. Hy breek heeltemal met die idee van 'n sigbare kerk en wil alleen weet van 'n onsigbare. Hy gaan terug na die idee dat die sigbare vergadering van gelowiges maar net vir daardie oomblik 'n openbaring van die onsigbare geestelike liggaam is. Van kerkregering wil hy alleen weet insoverre dit die regte bediening van die Woord en Sakramente geld.



Wat die tweede punt betref leer die Reformasie die algemene priesterskap van die gelowiges. Die verskil tussen Clerus en leke verdwyn. Elke gelowige wat waaragtig in Christus glo, is lid van die kerk (geestelike liggaam), en kom nie middellik deur die priester nie, maar onmiddellik met Christus in aanraking.

Dit bring mee dat alleen die kerk geestelike mag uitoefen, terwyl die uiterlike regering van die kerk aan die Staat opgedra word. Dit het ten gevolg die absolute onderwerping van die Kerk aan die Staat.

In die Lutherse lande ontwikkel op hierdie algemene grondslae:

### A. Die Territoriale of ook Konsistoriale Stelsel

Die naam is ontleen aan die feit dat in Duitsland 'n sisteem van landskerke, ontstaan. Omdat die owerheid (Keurvors) die reg ontvang om oor die kerk te regeer, het hy ook die reg om te bepaal watter vorm van Godsdiens in sy gebied bely sal word — cujus regis, ejus religio.[2])

Hierdie reg van die owerheid oor die kerk word uit twee verskillende standpunte verklaar.

Eerstens het die owerheid die reg om oor die kerk te regeer op grond van sy staatsgesag (Obrigkeit). Soos ons hierbo gesien het: die kerk behou sy geestelike gesag in geestelike sake, maar die Staat is die hoogste gesag op aardse terrein. Die kerk word uitgesluit van bemoeiing met nie- geestelike sake, maar aan die ander kant word die Staat nie uitgesluit van bemoeiing met die kerk se uiterlike aangeleenthede nie. Dit is die staat se plig om rus en vrede in die land te bewaar — om dus die uiterlike onrus as gevolg van kerklike twiste te onderdruk. Tot sover tree die owerheid nog uitsluitend op met die aardse swaard.

Maar tog het dit gebeur dat Luther die owerheid ingeroep het om die werk van kerk-hervorming (wat volgens sy eie erkenning eintlik 'n geestelike taak van die kerk self is [3])) te verrig. Luther motiveer hierdie „Not-Reformationsrecht" [4]) deur te verklaar dat dit deur die owerheid verrig word nie kragtens sy wêreldlike mag nie, maar op grond van sy roeping in die kerk as *praecipium membrum ecclesiae*. Dit is eintlik die werk van die opsigters (episkopoi)), maar aangesien hulle nie saam met die hervorming gegaan het nie, het hulle opsigtersposte vakant geword. Die lands-

---

[2]) Sohm, *Kirchenrecht* 1, bl. 554.
[3]) Sohm, a.w., bl. 594—595.
[4]) Sohm, a.w., bl. 585.

vors tree in hulle plek en voer die kerkhervorming binne sy gebied deur.

Aangesien die landsvors egter nie volkome op hoogte van kerklike aangeleenthede is nie, moet hy bygestaan word deur *konsistories*, bestaande uit teoloë en regsgeleerdes, wat die regering van die kerk behartig. Hierdie konsistories was geen kerklike, maar staatsliggame.

Onder die konsistories dien Superintendente wat toesig hou oor die predikante van die gebied.

Die gemeentelede is onmondig en moet net gehoorsaam.

Die posisie kan as volg saamgevat word: Daar is drie stande. „De eerste, de Overheid heeft alle gezag, de tweede, de predikanten, onderwijst over de werking van dat gezag, de derde, de gemeente, heeft alleen te gehoorzamen." [5])

B. Die Erastiaanse Stelsel

Dit is net die verdere konsekwente deurvoering van die territoriale stelsel. Die vader van hierdie stelsel is Thomas Erastus (1524). Waar die Lutherse stelsel nog ruimte laat vir kerklike gesag in geestelike sake, wil Erastus niks weet van enige kerklike gesag nie. Hy bestry enige vorm van selfstandige kerkregering, hetsy dit die pous en sy hierargie (papale stelsel), die landsvors as praecipium ecclesia (territoriale stelsel), of die ampsdraers in die kerk self (Gereformeerde stelsel) is.

Die kerk kan geen regering uitoefen nie. Dit moet alles deur die Staat geskied.

Hoogstens mag kerklike vergaderinge die owerheid voorlig oor die wyse waarop die kerk geregeer moet word.

Die kerk het ook geen reg om kerklike strawwe op te lê nie (sensuur, ekskommunikasie). Alleen die owerheid mag straf terwyl die kerk hoogstens mag vermaan.

Hierdie stelsel is vir ons van belang insoverre dit 'n rol gespeel het in die Remonstrantse stryd in Holland in die 17e eeu, en ook omdat daar heelwat Erastiaanse denkbeelde ingeweef is in die Algemene Reglement vir die Nederlandse Hervormde Kerk van 1816 [6]).

III. *Die Episkopaalse Sisteem*

Die verloop van die hervorming in Engeland het ten gevolg gehad dat daar 'n kerksisteem ontwikkel het wat afsonderlike vermelding verdien.

Die kerkhervorming is van owerheidsweë deurgevoer. Hendrik

[5]) P. Biesterveld & Dr. H. H. Kuyper, *Kerkelijk Handboekje*, a.w., bl. VIII.
[6]) C.f. *Kerkelijk Handboekje*, bl. VIII, IX.



VIII weier gehoorsaameid aan die pous en stel homself aan die hoof van die kerk in die plek van die pous as *Caput Ecclesiae*.

Die kerk behou dus in hoofsaak die Roomse ritueel en algemene inrigting. Die hierargiese biskopregering bly staan, maar met die groot verskil dat hulle nie meer onder die pous nie, maar direk onder die koning staan.

Die kerk is Staatskerk, die koning sy hoogste regerende amptenaar, en die parlement sy hoogste wetgewende liggaam, want die besluite van die sinodale vergadering, waarin die biskoppe saamkom, moet deur wetgewing bekragtig word.

IV. *Die Kongregasionalistiese of Independistiese stelsel*

Dit vind sy oorsprong in die verset teen die half-roomse Engelse Staatskerk. Die vader van die stelsel is Robert Brown (1580).

Die uitgangspunt is die kongregasie of vergadering van gelowiges. Die Kerk is vir hulle net soos vir die gereformeerdes, die gemeenskap van ware gelowiges. Elke groep van gelowiges wat bymekaar kom maak die kerk uit. Elke groep is 'n losstaande eenheid op homself en heeltemal onafhanklik (vandaar die naam independent) van die ander groepe of kongregasie wat op dieselfde of op ander plekke mag bestaan.

Die *besturende gesag* berus nie by die amp nie, maar by die gemeente. Daar is geen ampte in die sin wat die gereformeerdes dit ken nie. Die gemeente kom saam en beslis self in die gemeentevergadering oor alle sake. Hulle kies 'n voorganger as Dienaar van die Woord (ook genoem elder) en diakens. Waar die elders en diakens in 'n vergadering bymekaar kom is dit nie om die gemeente te regeer nie, maar om uitvoering te gee aan die besluite deur die gemeentevergadering geneem.

Hulle handhaaf die beginsel van die kerk se absolute onafhanklikheid van die staat, en duld geen staatbemoeiing met hulle kerklike aangeleenthede nie. Die Independente was die eerste kerklike inrigting wat die gedagte van afsonderlike afgeskeie terrein vir kerk en Staat prakties deurgevoer het.

Hulle staan ook onafhanklik van enige kerkverband. 'n Bindende kerkverband in die vorm van 'n sinodale vergadering ken hulle nie. Hulle erken wel die voorreg van en verpligting tot die beoefening van onderlinge broederskap tussen die kerke. Hulle kom dus wel saam in 'n algemene vergadering maar dit het die karakter van 'n *konferensie*. Die besluite van die vergadering is adviserend en bind die afsonderlike kerke nie. Hulle ken selfs geen algemene geloofsbelydenis, wat bindend is vir afsonderlike kerke nie. Al wat die algemene vergadering kan doen is om algemene *Deklarasies* uit te vaardig. Verder moet elke kongregasie maar sy eie belydenis na die eise van Gods Woord vasstel.

Hierdie stelsel se verdienste is daarin geleë dat dit die sentrale gedagte van die kerk as geestelik instituut absoluut vry van die staat, en ook vry van gewetensdwang ontwikkel het. Die gevaar van die stelsel is indiwiduele willekeur en die geringskatting van die kerkverband.

Hierdie independente regeringsvorm vind ons by die kongregasionalistiese kerke van Engeland, Amerika en Suid-Afrika; die Baptiste, Adventiste, Unitariërs en Kwakers.

## V. *Die Kollegiale Stelsel* [7])

Hierdie stelsel is die jongste ontwikkeling op die gebied van die kerkreg. Dit is 'n produk van die 18e—19e eeu in Europa en verdien 'n breedvoeriger bespreking as die ander stelsels omdat dit sy invloed op haas elke ander vorm van kerkinrigting laat voel het, ook op ons kerkinrigting in Suid-Afrika.

Die Kollegialisme is 'n produk van die tydgees wat begin met die Renaissance, deurwerk in die Franse Rewolusie, die naturalisme in Nederland om sy klimaks te bereik in die Aufklärung van die 18e eeu — die eeu van die Rede en reaksie teen geloofsbelydenis en dogma. Die rasionalisme van die 18e eeu kom om die mens waarlik vry te maak. In die godsdiens mag alleen die redelike geld. Op die gebied van die Staatkunde ontwikkel die gedagte van die Soewereine Staat, wat in die 19e eeu verder uitgebou word tot die Staat wat berus op die Soewereine Volkswil.

In die regswetenskap kom Hugo de Groot met sy leer van die Natuurreg. Die Staat is nie gegrond op goddelike instelling nie, maar op 'n onderlinge verdrag. So ook ontstaan alle genootskappe binne die staat op grond van 'n vrye verdrag van die lede.

Dit is dus byna vanselfsprekend dat hierdie geestesstroming ook sy invloed laat geld het op die gebied van die kerklike lewe.[8])

Volgens hierdie stelsel word die kerk beskou as 'n blote vereniging (collegium) in die Staat. Die kollegiale denkbeelde is die eerste tot 'n sisteem verwerk en op die kerk van toepassing gemaak op Duitse bodem. Dit is begryplik, aangesien die kerk daar, onder die Territoriale sisteem reeds aan die Staat onderwerp was.

C. M. Pfaff (1686—1760) was die eerste persoon wat die kollegialisme tot 'n sisteem uitgewerk het. Na hom het J. Mosheim, G. L. Böhmer en G. Wiese in dieselfde rigting geskrywe. Maar dit

[7]) C.f. C. J. H. de Wet: *Die Kollegiale Kerkreg*, Amsterdam 1921; Eybers: *Die Kerkinrigting van die N. G. Kerke*, Deel 1. Die Kollegiale Kerkreg.

[8]) C.f. Stahl: *Geschichte der Rechtsphilosophie*, bl. 276 soos gesiteer deur de Wet, a.w., bl. 8—9 „In der Kirche führte diese Aussicht zur vollendung des Kollegiaalsystems, nach welchem . . . der Wille der Glieder Gesetz für die Kirche ist."



was veral Schleiermacher (1768—1834) wat hom vir die toepassing van die stelsel in die praktyk beywer het.

Die beginsels van die stelsel kan ons as volg opsom:

1. Dit ontken die goddelike oorsprong van die geïnstitueerde kerk. Dit is 'n bloot menslike instelling wat gegrondves is op die wilsooreenstemming tussen die lede, wat hulleself in 'n genootskap verenig met die doel om hul gemeenskaplike godsdiens te beoefen.
2. Die voorwaarde vir lidmaatskap is bloot die uitgesproke wil van die mens.
3. Die kerklike mag berus by die meerderheid van die lede — immers die beginsel van die soewereine volkswil word toegepas. Dus sal die karakter van die genootskap afhang, van die wil van die meerderheid. Hulle tree nie op as Christengelowiges wat gebonde is aan die eise van Gods Woord nie, maar as vrye indiwidue wat volgens hul menslike goeddunke handel. Hiervan sê Dr. A. Kuyper [9]) die volgende: „Is de helft plus een voor Jezus, welnu dan behoudt de kerk haar Christelijk karakter; maar ook valt het anders uit, dan is diezelfde kerk allicht morgen 't zij Joodsch of Mohammedaansch."

Dit is 'n bietjie oordrewe voorgestel, alhoewel dit tog waar is dat hierdie sisteem hom leen tot enige vorm van kerkregering volgens die wil van die meerderheid b.v.

*Presbiteriaal*, wanneer die regeermag by ooreenkoms opgedra word aan die presbiters, of opsigters;

*Papaal*, wanneer die gesag op dieselfde wyse opgedra word aan 'n pous;

*Sinodaal* wanneer die regering gestel word in die hande van die algemene kerkvergadering;

*Territoriaal*, wanneer die landsowerheid die kerklike regering as gevolg van stilswyende of uitdruklike ooreenkoms behartig; en selfs *Independisties*, as elke gemeente onafhanklik van die ander sy eie sake in die gemeentevergadering bestuur.

Die gevare van hierdie stelsel is:

1. Dat dit lynreg in stryd is met die wese van die kerk as 'n geestelike liggaam wat opkom uit die Wil van God;
2. dat dit in stryd is met die wese van die kerklike mag, omdat dit nie van God as Hoof van die kerk afgelei word nie, maar opkom uit die genootskap self;
3. dat dit die kerklike regering tot 'n blote bestuurskollege vir die genootskap verlaag inplaas van 'n regering van die liggaam van Christus in Sy Naam en op Sy gesag;

[9]) A. Kuyper: a.w., bl. 51.

4. dat die gevolg 'n eiemagtige wetgewing is wat nie onderhewig is aan die korrektief van Gods Woord nie;

5. dat die magsuitoefening gemaklik 'n heersende mag i.p.v. 'n dienende mag word;

6. dat die kerk in die algemeen beroof word van sy geestelike karakter en teruggevoer word tot 'n blote vereniging in die Staat, wat alleen reg van bestaan het deur die grasie van die Staat, solank as dit die algemene bevordering van goeie orde en sedes in die Staatslewe bevorder. Van 'n eie goddelike reg van bestaan — selfs teen die wil van die Staat; van die reg om die lig van die Woord van God te laat val op al die terreine van die lewe — ook die staatslewe — kom onder hierdie stelsel niks tereg nie.

Ten slotte moet ons daarop wys dat die kollegiale denkbeelde vandag in die Staatslewe so algemeen geldend geword het, dat die Staat al die kerke as collegia behandel in weerwil van die wyse waarop die kerke hulleself beskou. Die gevaar bestaan ook dat die kerk homself langsamerhand en onbewus kollegialisties gaan beskou en inrig.

Ons besluit hierdie kort oorsig oor die kollegiale stelsel met die volgende aanhalings uit De Wet [10]) se *Kollegiale Kerkreg:*

„Eers het die Rasionalisme die Staat losgeruk van alle goddelike gesag, en toe kom die Kollegialisme en sê: „Nee, ook die kerk (in elk geval die sigbare) is nie van goddelike oorsprong maar is mensewerk, en so was die weg gebaan vir die twee om 'n onheilig verbond aan te gaan, of liewer die Kerk het hom oorgegee om die dienares van die Staat te wees."

„Dat die Staat die Kerk as genootskap beskou is reeds treurig maar tog verklaarbaar; maar dat die kerk homself by die Staat aandien als 'n genootskap wat onder sy vlerke beskerming soek is nie net treurig nie, maar selfs tragies en seker onverskoonbaar."

## VI. *Die Gereformeerde Stelsel*

Die Reformasie van die 16e eeu het hom in twee breë strome verdeel: Die Lutherse stroom en die Calvinistiese wat begin het

---

[10]) De Wet: *Die Kollegiale Kerkreg*, bl. 120 & bl. 114. C.f. ook Sohm: *Kirchenrecht* II, bl. 27: „In der ersten Hälfte des 18 Jahrhunderts war das Kollegialsystem aufgekommen. In der zweiten Hälfte des 19 Jahrhunderts gelangte es zur Macht. Es beherscht heute die Kirchenverfassung, die Kirchenregimente, die Kirchenrechtswissenschaft des Protestantismus. Welcher Kirchlichen Partei die Einzelnen angehören mögen, Kollegialisten sind sie heute alle. Was für jede andere Gesellschaft, das muss auch für die Religionsgesellschaft gelten. Sie ordnet und verwaltet ihre Angelegenheiten selbständig. Der Staat hat nur die Kirchenhöheit (jus circa sacra), die Kirche (die Religionsgesellschaft) aber hat die Kirchengewalt (jus in sacris)."
Hierdie stelling van Sohm is gesien vanuit Kollegialistiese en vanuit moderne Staatsregtelike standpunt, en *nie* vanuit Gereformeerde standpunt nie.



met die stelsel van Calvyn soos dit toegepas is in Strassburg en Genève en vandaar uit na Frankryk, Nederland, Skotland ens., versprei het. Calvyn het die grondbeginsels vasgelê in sy *Institusie*. Hierdie beginsels is verwerk en tot 'n Gereformeerde kerkregtelike stelsel gesistematiseer deur G. Voetius in sy *„Politica Ecclesiastica."*

Die kenmerkende verskil tussen die Gereformeerde stelsel en die ander stelsels is geleë in die feit dat, waar die ander stelsels, soos ons reeds probeer aantoon het, tot 'n groot mate die produk van historiese en politieke omstandighede was, die Gereformeerde stelsel selfstandig deur Calvyn uit die Heilige Skrif ontwikkel is. Calvyn het uitgegaan van die absolute Soewereiniteit van Gods Woord, en hom eerder daardeur laat lei as deur tydsomstandighede.

Ons noem hier net die hoofbeginsels van die stelsel en sal in die volgende hoofstukke op die besonderhede van toepassing en werking daarvan in die praktyk ingaan.

1. Die Gereformeerdes breek met die Roomse wêreldkerk en stel in die plek daarvan die *plaaslike kerk* of gemeente (Ecclesia localis) as die tydelik, sigbare, geïnstitueerde openbaring van die liggaam van Christus. Dit is 'n instituut waarin die gelowiges in Christus vergader is. Die kerk ontleen sy karakter, nie soos by die Roomse, aan die amp nie, maar aan die gelowiges self. *Hulle* vorm die kerk: sonder gelowiges kan daar geen kerk wees nie en ook geen amp nie. Daarom is die Gereformeerde Kerk uit sy aard 'n Belydenis Kerk. Die Belydenis bepaal wie as gelowige beskou moet word.

2. Die Regering van die Kerk word uitgeoefen deur 'n Kerkraad waarin die ampsdraers van die kerk (gemeente) bymekaarkom. Hier bestaan geen onderskeid tussen clerus en leke nie. Uit die s.g. leke word die ouderlinge (presbiters) en diakens gekies om saam met die Dienaars van die Woord die regering waar te neem. Die amp kom op uit die gemeente en verteenwoordig die gemeente. Buite die plaaslike gemeente is daar geen kerklike amp nie. Vandaar die benaming: Presbiteriale stelsel, na die bekleders van die amp.

3. Alhoewel die plaaslike kerk in homself 'n volledige kerk is, is die kerkverband tog 'n noodsaaklike vereiste van die Gereformeerde kerkregering. Ons sal later [11]) die aard en strekking van die verband breedvoerig bespreek. Hier wil ons net opmerk dat die gereformeerdes, in hulle samekoms in meerdere vergaderings (Ring en Sinode), sowel die identiteit van die plaaslike kerk

---

[11]) C.f. Hoofstuk IV, *Die Kerkverband.*

handhaaf as die mistieke eenheid van die liggaam van Christus erken.

4. In hulle verhouding tot die owerheid gaan die Gereformeerdes uit van die stelling: *'n vrye kerk in 'n vrye Staat.* Kerk en Staat is aparte gemeenskapsvorms met aparte onderskeie aard en doel. Elkeen is soewerein in eie kring. Die Staat mag hom nie bemoei met die inwendige sake van die kerk nie. Net so mag die kerk ook nie aan die Staat voorskrywe hoe dit sy roeping moet vervul nie, ofskoon dit die roeping van die kerk is om die beginsels van Gods Woord duidelik te verkondig, sodat die Staat daardeur gelei mag word in die uitvoering van sy taak. So het die Staat ook 'n plig teenoor die kerk, die jus circa sacra, d.w.s. die plig om die kerk te erken en te beskerm.

5. Die sluitsteen van die hele gereformeerde stelsel is egter: die *absolute gesag van Gods Woord* op al die terreine van die menslike lewe. Nie die menslike willekeur nie, maar die menslike vryheid onder die Woord van God is die toets vir leer, lewe en kerkinrigting.

„Het Presbyteriale stelsel erkent dan ook voor het kerkregiment de absolute autoriteit van Gods Woord en ontleent aan dat Woord heel zijn inrichting, de kerk als vergadering der uitverkorenen belijdend, de diensten door Christus verordend instellende, alle valsche hiërarchie bestrijdend en het eigen gezag van Christus over zijn Kerk eerend, gemeenschap zoekend met alle kerken, die een zelfde geloof belijden." [12]

---

[12]) *Kerkelijk Handboekje,* t.a.p., bl. XVII.

HOOFSTUK II

# DIE NEDERDUITSE GEREFORMEERDE KERKE IN SUID-AFRIKA. HISTORIESE SKETS VAN DIE ONTWIKKELING VAN DIE KERKINRIGTING

## § 1. DIE VOORGESKIEDENIS IN NEDERLAND

### I. *Tot en met 1618/19*

Die eerste persoon wat die kerklike lewe in Nederland op Gereformeerde grondslag georganiseer het, van die jaar 1543 af, was 'n sekere a Lasco,[1]) 'n Pool. Daar was toe nog geen sprake van 'n kerkordening nie. Die eerste stappe in die rigting is gedoen toe 'n aantal reformatoriese Kerke in 1568 in Wezel saamgekom het en die s.g. Wezelse artikels opgestel het.[2]) Dit was maar die voorbereiding tot die offisiële kerkvergadering of Sinode wat gehou is in Emden van 4 tot 13 Oktober, 1571, en waar die eerste algemene Kerkorde vir die Gereformeerde kerke in Nederland opgestel is.[3]) Op dié basis het die volgende Sinodale vergaderinge voortgebou tot en met die groot nasionale Sinode van Dordrecht in 1618—1619.[4]) Elkeen van hierdie Sinodes het 'n Kerkorde opgestel. Hiervan verklaar Rutgers: „Niet slechts de beginselen, maar ook bijna alle toepassingen, niet slechts de hoofdlijnen, maar ook verre de meeste formuleeringen, werden telkens overgenomen en gehandhaafd." [5])

Volgens Prof. Rutgers, wat 'n besondere studie van die onderwerp gemaak het, het hierdie ordeninge algemene erkenning en geldigheid in die Nederlandse Kerke verkry. Aanvanklik was dit selfs die gewoonte om die Ordening wat in die Sinodale vergadering vasgestel is, ook deur die mindere vergaderinge te laat goedkeur, nie omdat dit vir die geldigheid daarvan vereis was nie, maar om die „gemeen accoord" des te beter te laat blyk.[6])

---

[1]) H. Bouwman, *Gereformeerd Kerkrecht* I, bl. 308.
[2]) F. Rutgers, *De Geldigheid van de oude Kerkordeningen,* bl. 10. — Biesterveld en Kuyper, *Kerkelijk Handboekje,* bl. 1.
[3]) Rutgers, a.w., bl. 10; H. Bouwman, a.w., bl. 308 en *Kerkelijk Handboekje,* bl. 35 vir volledige teks.
[4]) C.f. Rutgers, a.w., bl. 10; Biesterveld & Kuyper, a.w., vir volledige teks van die verskillende Ordeninge.
[5]) Rutgers, a.w., bl. 11.
[6]) Ibid., bl. 24.

Na die Nasionale Sinode van Dort, 1618/19, is vir twee eeue nie weer 'n nasionale Sinode gehou nie, sodat die Kerkorde van Dort feitlik vir al die Gereformeerde Kerke in Nederland gegeld het „totdat zij in 1816 op eene onwettige wijze plaats gemaakt heeft voor het 'Algemeen Reglement voor het Bestuur der Nederlandsche Hervormde Kerk.' " [7])

### II. *Die Reglement van 1816*

Met die Reglement kom daar 'n algehele verandering in die Kerklike Inrigting. Dit was die tydperk onmiddellik na die algemene ontwrigting as gevolg van die Napoleontiese oorloë; dit was die tyd van die liberalisme van die Franse Rewolusie; dit was ook die tyd van die opkoms van die kollegialistiese idee in staat en kerk.[8]) En die Reglement was 'n tipiese produk van die tydgees.

Koning Willem I, wat dit sy plig geag het om orde in die Kerklike toestande te skep, laat toe onder leiding van „eenige bijzondere, verlichte leeraars der hervormde kerk.... en andere kundige lidmaten," [9]) 'n reglement opstel. Hierdie reglement, wat op kollegialistiese lees geskoei was,[10]) is nooit deur 'n Sinodale Vergadering bekragtig nie en was dus onwettig.

### III. *Kerkinrigting na 1816*

Dit was onvermydelik dat die Reglement van 1816, wat so wesenlik indruis teen die gees van die gereformeerde Kerkinrigting tot onrus en gisting in die kerk sou lei. Hieruit is dan ook gebore die twee groot afskeidinge in Nederland op Kerklike gebied van die jare 1834 en 1886.

a. Die afskeiding van 1834. Dit begin met die afskeiding van die kerkraad van Ulrum, wat gebreek het met die Nederlandse Hervormde Kerk en die „Christelijke Gereformeerde Kerk," gestig het op die grondslag van die Drie Formuliere van Enigheid as belydenis en die Dortse Kerkorde as grondslag van Kerkinrigting.[11])

b. Die Doleantie van 1886. Dit lei tot die stigting van die „Nederduitsche Gereformeerde Kerk" op die grondslag van die Dortse Kerkordening. Die doel was oorspronklik om niet uit die Kerkverband te tree nie, maar om te doleer (treur) aangesien die

---

[7]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 312.
[8]) C.f. de Wet, *Kollegiale Kerkreg*, bl. 70. — Eybers, *Kerkinrigting*, bl. 38—40.
[9]) D. P. D. Fabius, *Het Reglement van 52*, bl. 38.
[10]) C.f. de Wet, a.w., bl. 71; Eybers, a.w., bl. 26—41; Hooyer, *Kerkelijke Wetten*, bl. 17.
[11]) C.f. H. Bouwman, a.w., I, bl. 314, en H. Bakker, *Kerkelijk leven in Nederland*.



kerk afgewyk het van die ware leer. Dit het egter vrugteloos geblyk om die Ned. Herv. Kerk tot hulle insigte te beweeg sodat die „dolerende" in 'n aparte kerk geïnstitueer moes word. „Men bleef zich echter als 'de wettige voortzetting der historisch Gereformeerde Kerken in Nederland' beschouwen." [12])

In 1892 het dit gekom tot 'n vereniging tussen die grootste deel van die Christelike Gereformeerde Kerk en die Nederduitse Gereformeerde kerk, onder die naam van die „Gereformeerde Kerke in Nederland."

Die N.G. Kerke in Suid-Afrika voel hulle baie nou met hierdie susterkerk in Nederland verwant en ons sal dus ook telkens na hulle teruggaan vir die nodige lig oor die beginsels en toepassing van die gereformeerde Kerkreg in Suid-Afrika.

## § 2. DIE ONTWIKKELING VAN DIE GEREFORMEERDE KERKINRIGTING IN DIE KAAP KOLONIE

### I. *Die Periode van 1652 tot 1803*

By die aanvang van die Volksplanting aan die Kaap was daar nog geen sprake van 'n selfstandige kerkorganisasie nie. Die Kerk het onder die direkte beheer van die Oos-Indiese Kompanjie maar ook in korrespondensie met die klassis van Amsterdam gestaan. Prof. Moorrees [13]) som die posisie as volg op: „Gedurende die eerste periode van sy bestaan het die kerk in verband gestaan met die klassis van Amsterdam. Want hoewel die kerk in Nederland geen regstreekse bestuur oor die Koloniale predikante gehad het nie, daar hulle, selfs waar hulle 'met behulp en onder goedkeuring der Klassis uitgezonden werden, ambtenaren van de compagnie waren,' en aan wie se amptenare hulle gehoorsaamheid verskuldig was, tog het die kerke in Nederland 'de zorg voor de Indische Kerken steeds als haar plicht beschouwd en als haar recht uitgeoefend.' In die begin was die sorg vir die Oos-Indiese Kerke behartig deur die Klassis van die stede waar daar kamers van die Kompanjie was."

Die oktrooi van die Oos-Indiese Kompanjie het geen melding gemaak van die instandhouding van die godsdiens nie. Die amptenare van die Kompanjie het vrywillig hierdie taak op hulle geneem. Hulle het sieketroosters en predikante aangestel en besoldig, en om hierdie rede hulleself geregverdig geag om die volle beheer oor kerklike aangeleenthede uit te oefen. Die predikant is 'n amptenaar van die Kompanjie met die rang van onderkoopman.[14]) Die

---

[12]) H. Bakker, a.w., bl. 92.
[13]) A. Moorrees, *Die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika*, Kaapstad, 1937, bl. 7.
[14]) Daar was drie range: opperkoopman, koopman en onderkoopman.

Kompanjie betaal sy salaris, gee hom sy rantsoene en wys hom sy standplaas aan. Vir tuguitoefening staan hy onder die toesig, nie van die kerk nie, maar van die Kompanjie.[15])

Maar die kompanjie het die kerk insover erken dat 'n predikant eers deur die klassis in Amsterdam aangeneem, ondersoek en georden moes word, voordat hy sy aanstelling van die Kompanjie kon ontvang.[16]) Die predikant ontvang dan 'n klassikale akte onderteken deur twee deputate van die klassis en deur twee bewindhebbers van die kompanjie. Aan die predikant word ook 'n „particuliere instructie" meegegee. Hierin vind ons o.a. die volgende bepalinge: Hulle moes hulle hou aan „de forma van kerke en kerkelijke regeringe na den Woorde Gods en conform de loffelijke gewoonte van de Gereformeerde Kerke hier te lande" (Nederland); die prediking, bediening van die sakramente, en die regering van die Kerk moes geskied „na het Woord Gods ende in conformite van de Nederlandsche Kerk, confessiën en Christelijke Catechismus." [17]) Hieruit mag ons aflei dat die Kerk-Ordening van 1618/19 ook hier te lande as geldig beskou is, insover dit hier onder die buitengewone omstandighede toegepas kon word. In die ou Kerklike korrespondensie vind ons verwysinge wat hierdie feit staaf.[18])

Vir kerkregtelike kwessies het die Kerk aan die Kaap hom altyd tot die moederkerk in Nederland om advies gewend. Advies kon die moederkerk gee; maar dit kon die Kerk aan die Kaap nie teen die oorheersing van die Kompanjie help nie, omdat daar geen wettige kerkverband tussen die moederkerk en die kerk aan die Kaap bestaan het nie.[19])

As voorbeelde van die oorheersing van die Kompanjie dien die volgende:

1. Die Kompanjie benoem kerkraadslede uit 'n dubbeltal wat aan hom deur die kerk voorgelê word;

2. geen kerkraadsvergadering kon plaasvind nie tensy die Kompanjie daarop verteenwoordig is deur 'n „Kommissaris Politiek" of, in die buite distrikte, deur die landdros.[20])

Van 'n algemene Kerkvergadering, of 'n Sinode was geen sprake nie. Na lang gesukkel het die kerk eindelik in 1746 (dus byna 100 jaar na die stigting van die Volksplanting aan die Kaap) in 'n

---

[15]) Sien Moorrees, *Kerkgeskiedenis,* t.a.p., bl. 51—60. — B. B. Keet, *Na Honderd jaar,* Stellenbosch 1925, bl. 23.

[16]) Moorrees, a.w., bl. 53.

[17]) Moorrees, a.w., bl. 61.

[18]) C.f. C. Spoelstra: *Bouwstoffen,* Deel I, bl. 43, 54, 55, 197, 344 ens. Deel II, bl. 347—348.

[19]) Moorrees, a.w., bl. 51.

[20]) Ibid., bl. 63.



klassikale of Ringsvergadering saamgekom; maar selfs dit is van-uit Amsterdam ontmoedig, omdat dit te veel na gesagsaanmatiging sou lyk.[21]) Die „gekombineerde vergadering", soos dit genoem is, het tot 1759 jaarliks vergader en daarna onder die bewind van die O.I.C. nie weer nie.

Die Eerste Engelse besetting (1795) het in hierdie toestand van sake geen verandering gebring nie,[22]) behalwe dat die band met die klassis van Amsterdam verbreek is en die Kerk voortaan aan homself oorgelaat was, sonder geleentheid om hom op die klassis van Amsterdam of op Nederlandse Sinodes te beroep.[23])

## II. *Die Tydperk van die Bataafse Republiek 1803—1806*

Die kerkraad van Kaapstad het onmiddellik na die teruggawe van die Kaap kerklike aangeleenthede onder die aandag van Kommissaris-Generaal De Mist gebring en hom versoek om hulle die reg van vrye verkiesing van diakens te verleen en om die algemene Kerkvergadering weer in te stel. De Mist het egter 'n algemene reorganisasie van die kerk op die oog gehad, en met dié doel publiseer hy op 25 Julie 1804 sy Kerkenorder [24]) wat as die eerste poging tot 'n definitiewe ordening van die Kerk aan die Kaap beskou moet word.

Hierdie kerkorde het gestaan in die teken van die tyd.[25]) Tot aan die Franse Rewolusie was die Gereformeerde Kerk in Nederland feitlik staatskerk, dit was die enigste kerk wat as wettig erken en beskerm is. Dit was die *ecclesia probata,* terwyl die ander kerke as *ecclesiae toleratae* behandel is. Lede van laasgenoemde was o.a. van alle staatsbetrekkinge uitgesluit. Met die opkoms van die denkbeelde van die Franse Rewolusie verander die verhouding van kerk en staat. Die idee van vrye kerke in 'n vrye staat dring na vore. Ongelukkig egter word hierdie gedagte nog nie in sy volle konsekwensies deurgedink en toegepas op die kerklike inrigting nie. Die bevoorregte staatskerk verdwyn wel, maar nie die staatsinmenging in suiwer Kerklike aangeleenthede nie.

---

[21]) Moorrees, a.w., bl. 197.

[22]) In art. 7 van die Akte van Kapitulasie (16 Sept. 1795) staan: „De Colonisten zullen al haare Voorregten welke zij thans genieten blijven behouden, zo wel as der presentie godsdienst, zonder eenige verandering", Moorrees, bl. 430.

[23]) Theal, *Records of the Cape Colony,* I, bl. 129.

[24]) Provisionele Kerken-Order, voor de Bataafse Volkplanting aan die Kaap de Goede Hoop. Vir oorspronklike sien Theal: *Records,* Oct. 1824—Febr. 1825, bl. 222. — H. D. van Broekhuizen: *Die Wordingsgeskiedenis van die Hollandse Kerke in S. A.,* bl. 155. — A. Dreyer: *Boustowwe vir die geskiedenis v. d. N. G. Kerke in S. Afrika,* III, bl. 8.

[25]) Moorrees, bl. 450, sê dat dit nie te verwonder is dat „die kerkorde deur de Mist opgestel, geheel die gees van die Revolusie adem nie".

Soos Prof. Moorrees opmerk: „Maar die hooggeroemde verdraagsaamheid en vryheid bring die kerk in volstrekter afhanklikheid van die Staat as dit ooit tevore was; en die Staat skroom nie om in te gryp in die regte van die kerk nie, waar hy meen dat die algemene welsyn sulks gebied." [26])

Reeds uit die aanhef blyk die standpunt van die opsteller duidelik:

„De Commissaris-Generaal, doordrongen van de Waarheid dat geene beschaafde maatschappij zonder godsdienst bestaan kan — en dat het de plicht is van een Goevernement, op alle wijze te zorgen, dat de openbare godsdienstoefeningen van zoodanige kerkgenootschappen, die ter bevordering van deugd en goede zeden, een Hoogst Wezen eerbiedigen, aangemoedigd en beschermd worden, is evenzeer overtuigd dat die bescherming moet steunen op vaste en rechtvaardige beginselen, en gewijzigd worden door regelmatige Wetten en Ordres, zonder welke ook de beste en nuttigste Instellingen op den duur onbestaanbaar zijn, en in het einde uitloopen op verwarringen, scheuringen en verdeeldheden, tot verderf van den Staat." [27])

Die Staat kom eerste en dan die kerk, wat beskerm sal word solank as dit 'n nuttige vereniging is vir die bevordering van goeie sedes.

Die Orde, wat verdeel is in twee hoofdele, „algemeene beginselen en bepalingen" (Arts. 1—18); en „Voorschriften omtrend het behoorlijk bestuur der toegelaaten Kerk-genoodschappen binnen deze Volkplanting," bevat o.a. bepalinge soos die volgende:

Art. 1: „Alle Kerkgenootschappen, welke, ter bevordering van deugd en goede zeden, een hoogste Wezen, eerbiedigen, genieten in deze volkplanting eene gelijke bescherming der wetten."

Art. 2: „Elk kerkgenootschap belijdt deszelfs gevoelens openlijk, zonder die van andere onbehoorlijk te taxeeren, en vergunt aan een iegelijk den vrijen toegang tot deszelfs bijeenkomsten."

Art. 3: „Geene uitsluitende voorregten in de burgermaatschappij zijn aan eenige godsdienstige geloofsbelijdenis verbonden" en artikel 5 bepaal dat elke kerk vry is om sy eie leerstelsel te kies, maar die staat behou die reg om te oordeel of dit staatsgevaarlik is.

Ten spyte van hierdie skynvryheid word die kerk in baie ander artikels aan die gesag van die Staat onderwerp.

Sonder toestemming van die goewerneur, mag daar geen nuwe kerke opgerig word nie (art. 6), mag die getal leraars nie vermeerder word nie (art. 9), mag die tye van godsdiensoefening nie verander word nie (art. 7). Die goewerneur moet „recht van inwooning" aan 'n leraar gee (art. 10); die „Hoog Bestuur in Nederland" stuur leraars uit en die goewerneur wys vir hulle 'n standplaas aan (art. 21-22); kerkraadslede van nuwe gemeentes word deur die landdros van die distrik benoem (art. 23); gevestigde gemeentes mag eie kerkraadslede verkies, maar moet die name aan die goewerneur vir goedkeuring voorlê, en „hij heeft de magt, een of ander der gekoorenen.... af te keuren, en een ander meer geschikt persoon in de plaats te stellen" (art. 24); die oppertoesig oor alle kerklike administrasie „blijft aan den Gouverneur in der tijd" (art. 38)); kerkrekeninge moet aan landdros voorgelê word en daarna op drie agtereenvolgende Sondae van die kansel afgelees word (art. 43).

26) Moorrees, a.w., bl. 449.
27) C.f. Dreyer, Boustowwe, bl. 6—7.



Die kerk het in soverre gebaat dat aan sy versoek voldoen is om self kerkraadslede te kies, onderhewig aan die goedkeuring van die Goewerneur (art. 24), en hulle die reg verkry het om 'n algemene kerkvergadering te hou (art. 46). Maar nog voordat die eerste algemene kerkvergadering kon plaasvind, het die Kaap weer oorgegaan in die hande van die Engelse.

Dit was 'n kerkorde deur die staat aan die kerk opgedwing Want ofskoon die „Provisionele Kerkenordre" nooit deur die Nederlandse regering bekragtig is nie,[28]) is dit amptelik aan die Kaap goedgekeur [29]) en het dit as wet gegeld. Die posisie was nou dat die Kerk onderworpe was aan 'n Kerkorde wat dit nie self opgestel het nie, waaroor dit selfs nie die geleentheid gehad het om hom uit te spreek nie.

## III. *Die Kerk onder Engelse bewind van 1806 tot 1824*

Na die oorgawe aan Engeland het die „Provisionele Kerkenordre" van De Mist gegeld op grond van die voorwaardes van Kapitulasie.[30]) In 'n toespraak voor die wetgewende raad op die 31 Julie 1843,[31]) het Sir William Porter, die prokureur-generaal hom as volg uitgelaat: „Considering the constitution of the Colony in 1804, I should say that the Church order of De Mist is as much

28) Dreyer: *Boustowwe*, bl. 9 (voetnoot) sê: „As Provisionele Kerken-Ordre was dit 'n tydelike maatreël. Daar die Kaap binne twee jaar daarna finaal in die hande van Engeland geval het, het die Nederlandse regering nie die geleentheid gehad om dit te verbeter of selfs te bekragtig nie."
29) Sien ekstrak uit „Notulen van Gouverneur en Raaden en Politie", by Dreyer, bl. 24.
30) „The Burghers and Inhabitants shall preserve all the Rights and Privileges which they have Enjoyed hitherto. Publick Worship as at present in use shall also be maintained without alteration." (art. 8) Theal: records V, bl. 264, c.f. ook bl. 301.
31) Porter Speaches, bl. 204.

a law, and in the same sense a law, as any other piece of local legislation to be found upon the Statute Book prior to the capitulation."

Die Engelse regering het die Bataafse Republiek opgevolg in al die regte en voorregte aan hulle verleen onder die ordonnansie, „Inderdaad word die kerk nie anders beskou nie, dan as 'n departement van die Staat, verplig om die instruksies deur die Regering uitgevaardig te gehoorsaam." [32]) Die Kerkenorde van De Mist het die Engelse regering instaat gestel om 'n stewige houvas op die kerk te kry. Die verengelsingsbeleid van Lord Charles Somerset was ook teen die kerk gerig. Reeds in 1806 het die goewerneur homself benoem tot hoof van die kerk, waarskynlik na analogie van die toestand in Engeland, waar die Koning die summus episcopus van die Anglikaanse kerk is. Die goewerneur oefen self tug uit en 'n opstandige predikant word bedreig met verplasing van Kaapstad na Uitenhage.[33]) Prof. Moorrees [34]) verklaar dat die Engelse regering opgetree het met: „overdreven zorgvuldigheid tot in het kleingeestige toe, om te waken tegen alles, wat ook maar in de verte inbreuk scheen te maken op haar gezag en daarbij een niet minder overdreven dunk van de uitgestrektheid van dat gezag."

Hierdie toestand duur voort totdat die kerk in 1824 verlof kry tot die hou van 'n algemene kerkvergadering. [35]) Die belangrikste werk van hierdie vergadering was die opstelling van die:

„Algemeen Reglement voor het bestuur der Nederduitsche Hervormde Kerk in Zuid-Afrika." [36]) In sy openingsrede het die Praeses (Ds. J. C. Berrangé) die volgende i.v.m. die voorgenome Reglement gesê: die vergadering „zal zich besig houden met de Reglement gesê: die vergadering „zal zich besig houden met de noodige wyzigingen, veranderingen, verbeteringen en vermeerderingen, van de vigerende Kerkenorde, overeenkomstig de tegenwoordige behoeften van tyd en plaats onder ons, en zulks met in achthouding van de fundamenteele grondstellingen van de Nederlandsche Kerk, waarvan wy afstammen, doch dan ook met zorgvuldige onthouding van alles wat buiten de grenzen van onze kerk is liggende — den Staat of het Burgerlyk wezen en Burgerlyk Onderwys betreffende." [37])

Die Sinode neem as uitgangspunt „de thans figerende Kerk-

[32]) Moorrees, a.w., bl. 477.
[33]) C.f. Prof. Moorrees: Sluitingsrede Kweekschool Nov. 1922, uit „Ons Land" 2 Nov. 1922. — Moorrees: *Kerkgeskiedenis*, bl. 477 v.v. — Dreyer: *Boustowwe*, bl. 130—132.
[34]) Sluitingsrede t.a.p.
[35]) Dreyer: *Boustowwe*, bl. 175, 176.
[36]) Dreyer: *Boustowwe*, bl. 215.
[37]) Dreyer: *Boustowwe*, bl. 205.



orde" [38]) van De Mist en beskou „deze latere algemene bepalingen van Kerkbestuur slechts als modificatien en bijvoegselen, geboren uit de veranderde gesteldheid der tijden en omstandigheden." [39]) Verder neem die Sinode in die opstel van die Algemene bepalinge tot rigsnoer die *„Algemene Reglement voor het Bestuur der Hervormde Kerk in het koninkryk der Nederlanden"* van 1816.[40])

Die Kommisarisse-Politiek sorg daarvoor dat die Reglemente opgestel word: „with especial observance of the spirit, and preservation of the authority of the present Colonial Government." [41])

Oppervlakkig beskou skyn dit asof die kerk aan die Kaap met hierdie Reglement dieselfde weg sou opgaan as die Ned. Herv. Kerk in Nederland in 1816, maar dit het tog in belangrike opsigte daarvan afgewyk, veral wat betref die regeringsvorm van die Kerk. Aan die Kaap is die presbiteriaal-sinodale regeringsvorm, volgens Gereformeerde opvatting behou teenoor die Kollegialistiese regering van die Ned. Herv. Kerk.[42])

Dat daar nooit enige twyfel by die Kerkleiers was oor die aard van die regeringsvorm wat hulle wou handhaaf nie, blyk uit die begeleidende brief wat die moderatore na afloop van die Sinodale vergadering aan die goewerneur gestuur het, saam met 'n afskrif van al hulle besluite vir goedkeuring. In die brief versoek hulle dat die Acta Synodi, 'n Engelse vertaling van die Heidelbergse Catechismus, vir gebruik op die skole (waar Engels die enigste medium van onderwys was), 'n herdruk van die Orde van De Mist by die goewernementsdrukkery, gedruk sal word *„and that also may be put to the press to be distributed the General Church Ordinances of the National Synod of Dordrecht in the year 1619 for the Netherland Church, which is a fundamental document of all the Regulations of our Church to which we are all bound to conform."* [43])

Prof. Moorrees laat hom oor hierdie Reglement as volg uit: „Nou is dit wel te betreur dat hulle nie liewer die Dortsche Kerkenordening, wat tot op 1804 alhier in ag geneem is, tot grondslag van die Algemene Bepalinge geneem het nie, as 'n Reglement wat in meer as een opsig op bedenklike wyse afgewyk het van

[38]) Handelingen Synode 1824, bl. 7.
[39]) Handelingen 1824, bl. 7.
[40]) Moorrees: *Kerkgeskiedenis*, bl. 553. — Keet: *Na Honderd jaar*, bl. 16. — Rapport van Sir John Truter aan Goewerneur, Theal: *Records* XIX, bl. 497.
[41]) Rapport van Sir John Truter, t.a.p., *Records* XIX, bl. 497.
[42]) Vergelyk hiervoor art. 3, 16, 17, 84 en 85 van Regl. 1816 (Ned. H. Kerk) met arts. 1, 9, 20 van Kaapse Regl. 1824. Sien ook: Keet, *Na Honderd Jaar*, bl. 16 & 17. — Eybers, *Kerkinrigting*, bl. 39—40 & Afd. I, Die Kollegiale Kerkreg.
[43]) Dreyer: *Boustowwe*, bl. 259. — Theal: *Records* XIX, bl. 186.

die beginsels van die Gereformeerde Kerkreg; ....maar te verwonder is dit nie, daar hulle hier altoos na die leiding van die moederkerk gevra en sy gebruike soveel moontlik gevolg het. Bowendien kon 'n mens teen die einde van die agtiende en die begin van die neëntiende eeu ewemin helder begrippe as hoë waardering van die beginsels verwag. Die noodsaaklike verband tussen belydenis en kerkbestuur word nie meer gevoel nie. Hulle maak skeiding tussen die twee en meen dat terwyl die belydenis onafhanklik is van alle menslike gesag, die kerklike bestuursvorm hulle gedurig moes skik na die veranderde tydsomstandighede." [44])

Wat die verhouding tussen Kerk en Staat betref het die Reglement van 1824 die kerk gelaat in dieselfde posisie van slaafse onderworpenheid aan die staat soos van ouds.

### V. *Die stryd van die Kerk om bevryding van Staatsoorheersing van 1824 tot 1843*

Die eeue-oue strydvraag oor die verhouding tussen Kerk en Staat, het in Suid-Afrika in die jare 1824—1843 sy hoogtepunt bereik en 'n oplossing gevind in die bekende Ordonnansie 7 van 1843.[45])

Die gebeurtenisse wat indirek daartoe aanleiding gegee het in die Kolonie was:

1. Die Tienjarige Kerkstryd in Skotland. Gedurende die jare 1834—1843 het daar 'n groot kerkstryd in Skotland gewoed wat gevoer is oor die vrymaking van die kerk uit Staatsmag veral ten opsigte van die patronaatsreg.[46])

Aangesien die Kaapse Kerk kort tevore 'n aantal Skotse predikante gekry het, lê dit voor die hand dat die manne nog 'n lewende belangstelling in die kerkaangeleenthede van hulle land sou hê. Van hulle seuns het in Skotland gestudeer en hulle deur briefwisseling op hoogte gehou van ontwikkelinge daar.[47])

2. In Nederland was daar ook woelinge wat gelei het tot die afskeiding van die Christelike Gereformeerde Kerk van die Nederlandse Hervormde Kerk, waarvan tevore reeds melding gemaak is.[48])

Maar die direkte oorsaak wat gelei het tot die agitasie vir 'n verandering was die onhoudbare posisie van die *Kommisarisse Politiek* op die Algemene Vergadering van die kerk.

Die bepaling dat twee lede van die Regering die kerklike vergadering moes bywoon, dateer al uit die dae van die Haagse Kerkordening (1586). Die bepaling is ook opgeneem deur die Kerkorde van Dort (art. 37). Maar, soos Prof. Moorrees opmerk, „het Politieke Kommissariaat in die gereformeerde kerk had altoos in verband gestaan met de Kerk in haar hoedanigheid als *publieke* kerk. Zodra echter de Hervormde Kerk in Nederland ophield de heersende kerk te zijn verviel het ambt van Politieke Kommissaris vanzelf. Daar nu de kerk alhier haar karakter als 'publieke' kerk ontnomen was door de Kerkenorde van De Mist was het onbillik dat dit ambt door genoemde kerkenorde voor de Kaapstadse Kerkeraad en Algemeene Vergadering bestendigd werd. Maar onder de Engelse Regering bleef niet slechts dit juk op den hals der kerk gelegd, maar werd het in sommige opzichten nog verzwaard." [49])

Op die Sinode van 1837 het die Kom. Politiek die werksaamhede tot so'n mate gestrem dat die vergadering besluit het om 'n afvaardiging na die goewerneur te stuur om te protesteer teen die gedurige inmenging in kerklike aangeleenthede.[50])

Na hierdie onderhoud het die Staatsekretaris (Kolonel Bell) in 'n brief aan die Scriba Synodi die goewerneur se opinie i.v.m. die verhouding tussen die kerk en die regering as volg uiteengesit: „His Excellency, so far from desiring to lessen the authority of the church in its internal management, is in reality most anxious to free it from the trammels of secular interference in all spiritual or purely ecclesiastical matters, and of substituting in all other matters, of which she cannot dispose of her own sole authority, that of the highest Civil Tribunal in place of the authority which she conceives to have been so undesirably continued in the Governor, the abolition of whose appellate jurisdiction in civil and criminal proceedings ought in his opinion, to have been followed up by the extinction of that anomalous relation in which

---

[44]) Moorrees, *Kerkgeskiedenis*, bl. 553.

[45]) Ook wat Suid-Afrika betref was dit 'n stryd tussen die twee standpunte: die destyds algemeen geldende opinie dat „een souveraine Christelijke overicheyt macht en authoriteijt heeft in zijn lant kerckelijcke wetten en ordinantiën te maken, en dat gheen Kerckenordeninge sonder outhorisatie bij de Hooge Overheijdt kracht van wet had (Utenbogaert, Kerckel. Geschied., 4e De., bl. 177); en hierteenoor die standpunt van die Kerk: „dat de Hooge Overheid geen macht heeft kerkelijke wetten en ordinantiën te maken; want de Hooge Overheid heeft geen macht in de Kerken, en de Kerkelijke wetten en Ordinantiën gelden in de Kerk en alleen in de kerk, niet daar buiten" (Trigland, Kerckelijke Geschied., soos aangehaal deur Prof. Moorrees in sy Sluitingsrede t.a.p.).

[46]) Sien hieroor boeke soos: Brown, *Annals of Disruption* 1843 (Edinburgh, 1893); Buchanan, *The Ten Years of Conflict*, 2 Vols. (Glasgow, 1863).

[47]) C.f. du Plessis: *The Life of Andrew Murray*, bl. 46—51.

[48]) Sien bl. 36.

[49]) Moorrees, Sluitingsrede, t.a.p.

[50]) Acta Synodi 1837, 4e sessie.

he still appears to be placed by the ancient regulations of a church whose principles repudiate all interference in matters concerning its own internal ecclesiastical concerns." [51])

Die Sinode van 1837 het 'n kommissie benoem om die Kerkwette te hersien en by die volgende Sinode rapport te doen.[52]) In hulle rapport,[53]) wat voor die 1e sitting van die Sinode van 1843 gelê is,[54]) meld die Kommissie dat hulle in die opstelling van die reglement rekening gehou het met:

1. die feit dat die Kerkorde van De Mist nog die „grondwet" van die kerk is, maar „op grond van gemelde Synodaal Besluit en om al de Wetten in één geheel te hebben heeft de commissie, die Artikelen,[55]) welke als nog in volle kracht zyn, in het gerevideerd Wetboek ingelascht, met bekendstelling van de plaats waar sy in gemelde kerkorde van den Heer Commissaris-Generaal voorkomen."

2. „Dat de Commissie.... getracht heeft, zoo veel plaatselyke omstandigheden toelieten, de vigerende wetten en Reglementen der Nederduitsche Herv. Kerk in Holland op den voet te volgen" ....en

3. „heeft de commissie in het oog gehouden de navolgende verklaring van syne Excellentie den Goewerneur" (d.i. die verklaring hierbo aangehaal).

Die Kommissaris-Politiek het beweer dat die Sinode geen reg het om die kerkorde van De Mist te verander nie.[56]) 'n Afvaardiding van die vergadering het die goewerneur gaan spreek en die volgende toegewings van hom ontvang:

1. Die Sinode het die reg om hulle eie wette te hersien, insluitende die Orde van De Mist.

2. Die reg om bepalings toe te voeg of te wystig na eie goeddunke.

3. Die wette en bepalinge word eers van krag wanneer dit deur die goewernement goedgekeur en afgekondig is.

4. Politieke Kommissarisse moet die stilswye bewaar oor geestelike sake en mag alleen spreek oor sake wat betrekking het op die burgerlike regte wat hulle moet beskerm.[57]) Hierna kon die Sinode ongehinderd voortgaan met die bespreking van

---

[51]) Aangehaal in rapport v. Kom. v. Rewisie Acta 1842, Bylae 70 (Kaapse kerk Argief). Porter Speaches, bl. 208.
[52]) Acta Synodi 1837, 3e sitting, bl. 121.
[53]) Acta Synodi 1842, Bylae 70 Kaapse Kerk Argief.
[54]) Acta Synodi 1842, bl. 195.
[55]) Uit de Mist se Kerkorde.
[56]) Acta (1843), 2e Sitting, bl. 197.
[57]) Prof. Marais: *De N. G. Kerk in Zuid-Afrika*, bl. 166. Acta Synodi 1842, Byl. No. 20. Kaapse K. Argief.



die gerewideerde wette, wat aangeneem en na die Goewerneur deurgestuur is vir goedkeuring.

Die Goewerneur was bereid om dit te doen, maar volgens die advies van die Prokureur-Generaal was 'n ordannansie nodig om die Kerkorde van De Mist te herroep. 'n Ordonnansie-ontwerp, as bylaag waarvan die hersiene kerkwette opgeneem is, is deur die Prokureur-generaal opgestel, en nadat dit aan die kerkleiers en Ringe voorgelê is vir bespreking en advies, is dit in Nov. 1843 as wet afgekondig.[58])

### VI. *Die Regsposisie van die Kerk onder Ord. 7 van 1843*

Na die aanname van die Ordonnansie het die Ryksregering gevra om meer besonderhede oor kerkelike toestande aan die Kaap. Hierop het die Prokureur-Generaal 'n rapport [59]) opgestel waarin hy die posisie soos hy dit begryp verduidelik. Hierdie belangrike historiese dokument gee 'n oorsig oor die ontwikkeling van die verhouding tussen kerk en Staat; die leer, regeringsvorm en geskiedenis van die Kerk aan die Kaap; die kerkorde van De Mist, die rede waarom 'n Ordonnansie nodig was; o.a. die volgende: „When amongst certain church papers [60]) ....I chanced to meet those wise and weighty words,[61]) I became at once impressed with the idea that the *anomalous relation* so justly complained of, might very speedily, very safely, and very simply be abolished. It apeared to me that if a law were passed defining the constitution of the church — declaring the right of the crown — and limiting the powers of the general Synod to matters merely spiritual — the civil govt., having thus placed the D.R. Church within the province of the Judicial Power, — might properly withdraw from any peculiar connection with the denomination in question; a connection it could no longer keep up with comfort to itself or contentment to the Church."

Dan gee hy die redes vir die noodsaaklikheid van 'n Ordonnansie nl.:

1. Die N. G. Kerk eis nie meer om as bevoorregte kerk beskou te word nie. Inmenging van die Regering is dus nie meer 'n guns nie, maar word beskou as 'n hindernis („as a fetter imposed").

2. Dit is nie dikwels dat of die Goewerneur of enige van Sy Uitv. Raadslede verwag kan word om lede van die N. G. Kerk te

---

[58]) Statute Law of the Cape of Good Hope, bl. 609—633.
[59]) The dispatch of the Rt. Hon., the Secr. of State, No. 83 of 25th. June 1844 relative to Ord. 6 (7) 1843. Enclosure to dispatch no. 19/1845 Kaapse Staatsargief c.o. 1383/1380.
[60]) Die Brief van Bell aan scriba Synodi — c.f. bl. 45.
[61]) Dit was die „anomalous relation" — die reg van inmenging van die goewerneur in Kerksake. (Sien brief hierbo.)

wees nie, en hulle is dus onbevoegd om te oordeel oor die sake van 'n kerk waarmee hulle nie vertroud is nie.

3. Die oorbodige en lastige teenwoordigheid van die Pol. Kommissarisse. Aangesien die Pol. Kommissarisse se enigste taak is „to see that the Synod resolved nothing prejudicial to the rights either of the govt. or the Public," kan dit in orde gebring word deur „to declare by law that the Synod should have no power so to do," en dit sal dan dadelik wegdoen met die pol-kommissaris „for to what purpose should parties be deputed to protect what could not be invaded?"

4. Die herroeping van De Mist se Orde vereis wetgewing. „De Mist's regulations were doomed by common consent. They had their day and done their duty. An entirely new code not supplementary to, but subversive of the Code of 1804, was called for.... to make room for the new regulations it was necessary to repeal the regulations of De Mist. It was my own opinion, supported by that of better lawyers, that this repeal was beyond the reach of mere Executive authority and required an act of the legislative Council.... And as some ordinance was inevitable, the opportunity seemed to be afforded to make that ordinance such a measure as should render future legislation needless, by enabling the church to legislate for itself within fixed limits, and then leaving it (like any other society of which the constitution is fixed by law) to act under the surveylance of our colonial courts."

5. Die begeerte van die Kerk self: „The Church was only anxious to have its constitution fixed in regard to *Church Govt and Doctrine,* and its powers limited so as to leave it only a spiritual jurisdiction over its voluntary members and then that in peace and harmony it should be permitted to do its Masters' work in its own way."

Ten slotte bespreek hy die verskillende bepalinge van die Ordonnansie:

*Artikel 1:* „The first section repeals the regulations of 1804. The regulations had the force of law; the same force as a modern ordinance. Under these circumstances no instrument which had not the force of law could operate so as to annul the law in question. The Synod was, I believe, at one time under the impression that the governor's sanction given to the new code would abrogate the old. But this was a mistake."

*Artikel 2:* „The second section declares the absolute and unconditional freedom which Her Majesty reserves for herself in regard to contributions from the Public revenue to Religious Bodies."

*Artikel 3:* „The third section refers to and enacts the Rules and Regulations set forth in the schedule."



Porter verduidelik waarom dit nodig was: „When it had once been determined to invest the Synod with authority to provide rules and regulations for its own internal concerns, the natural course would seem to be to confer that power and then stop. And this course would certainly have been adopted but that the church wanted laws and that there would be no synod to frame any for a period of four years. The council, therefore, determined to sanction a set of laws." Hier het die prokureur-generaal o.i. gedwaal. Dit was voldoende om te bepaal dat die Ordonnansie terugwerkende krag besit. Porter verklaar self: „In legal effect the code is the act of the council but in truth and in fact it is the act of the church." Maar dan gaan hy voort: „And so far was the church from doubting the competency of the secular authority to establish these laws that it was well convinced that no authority but the secular authority could establish them and it was not insensible to the service rendered." Dit is onjuis. Al wat die Staat moes doen was om die *inherente reg* van die Kerk om sy eie reglemente te maak te *erken* — dit is nie 'n reg wat die kerk by grasie van die Staat ontvang het nie. Die Ordonnansie het geen bevoegdheid toegeken aan die kerk, wat hy nie tevore inherent besit het nie, dit het net 'n reeds bestaande reg erken en 'n ongerymdheid uit die weg geruim.

Dit is ook die standpunt wat Prof. Moorrees in die meergenoemde sluitingsrede huldig:

„Daarmede," d.i. met die Ordonnansie, „gaf de Regering niets aan die Kerk, dat zij tevoren niet bezeten heeft. De regering kan niet iets geven, waarover zij niet beschikken kan; en zij bezit geen rechten van bestuur over de kerk. Wanneer zij die uitoefent, dan matigt zij zich aan, wat haar niet toekomt. De kerk ontleent haar rechten niet aan de burgerlike overheid. Daarom kan die overheid haar die rechten ook niet ontnemen; wel kan zij met haar sterke arm de kerk verhinderen haar onvervreemdbare rechten uit te oefenen. Maar iemand verliest zijn rechten niet, wanneer een ander zich die wederrechtelik toeëigent.... Het geven van de Ordonnantie is geen gunst door de overheid aan de kerk verleend, maar eenvoudig restitusie van inherente rechten, die haar onrechtmatig waren ontvreemd." [62])

*Artikel 4:* „Section four confers upon the Synod as the highest Church court full power to legislate for the Church." Maar „This authority is not unlimited. Against any of the provisions of the Ordinance it is powerless, and the provisions of the Ordinance

[62]) Sien ook Moorrees, *Kerkgeskiedenis,* bl. 666 v.v. — Sien ook: H. J. Pienaar, *Inrigting van die N. G. Kerk in S.A.,* bl. 122.

will meet it if ever it pretends to go beyond the regulation of its own internal affairs."

Hoe vêr hierdie knellende bepalings gestrek het, blyk uit die volgende artikels.

*Artikel 5:* „The fifth section secures the government the patronage of all vacant pulpits. No veto act can ever be attempted by the Synod while this Ordinance remains in force."

M.a.w. die regering behou die reg om predikante in vakante gemeentes aan te stel, aangesien die salarisse deur hom betaal word. „The power of the purse indeed sufficiently secures the right of presentation." Die regering behou die reg maar mag dit goedgunstiglik delegeer: „But what the church could not claim as a right, it would I know, gratefully receive as favour. Were the Governor in the case of vacant congregations to delegate to the consistory or to the heads of the families, or to the admitted communicants or to the adult worshippers the privelege of calling the minister, reserving only the right of rejection, — the concession would, I am sure, be highly popular."

Hierdie artikel is deur Ordonnansie 16 van 1845 só gewysig dat die patronaatsreg nie in die goewerneur aan die Kaap gevestig is nie, maar in Haar Majesteit self.[63])

*Artikel 6:* „The sixth section embodies the fundamentals of the church. The secular power before relinquishing its authority in things spiritual was called upon to provide for the purity and permanence of certain great principles. It was never meant to empower the Synod to change the constitution of the Church either in doctrine or in discipline. That church has always been a Presbyterian church and such it must remain. It has always been a Church professing certain doctrines, and those doctrines must still continue to distinghuish it. This section is intended to operate as a uniform Trust Deed for all congregations belonging to the D. R. Church in S. Africa so as to shut out those very delicate legal questions which are connected with the shiftings of Theological opinion, and those very delicate legislative questions which may in time arise out of the legal.[64])

Hierdie artikel berus ook op die verkeerde opvatting dat die

[63]) Statute Law of the Cape of Good Hope, bl. 746—747; Porter Speaches, bl. 466.

[64]) In sy toespraak voor die wetgewende Raad 31 Julie 1843 (Porter Speaches, bl. 211) het hy hom nog sterker uitgedruk oor hierdie artikel: „.... I propose to make it impossible, by providing that the D. R. Church shall be and remain a Presbyterian Church .... and that these things no law, rule or regulation of the assembly shall have any power to alter or affect .... for it is just as likely that Table Mountain will take a jump into Table Bay, as that the D. R. Church will ever forsake its place or principles."



owerheid die reg het om die Inrigting en Belydenis van die kerk vas te stel. Hierdie artikel is waarskynlik, volgens Porter se woorde, met die allerbeste bedoelings in die Ordonnansie ingevoeg, maar is uit 'n kerkregtelike oogpunt absoluut onsuiwer. Die reg om die belydenis van die Kerk vas te stel berus nie by die owerheid van die land nie, maar by die Sinode van die kerk self. Die owerheid besit ook nie die bevoegdheid om die kerk vir ewig (solank as wat daardie artikel op die wetboek staan) te bind aan een bepaalde vorm van belydenis nie. Dit is die saak van die kerk self om te waak oor die suiwerheid en bewaring van sy belydenis en die kerk self besit die reg en bevoegdheid om sy eie belydenis te formuleer, te verklaar of te wysig indien dit nodig geag mag word.

*Artikel 7:* „The seventh section regards a matter having the same general object as the sixth section. An equal or at all events an adequate representation of the laity in the supreme Church Court is an essential part of Presbyterianism. It is supposed by the admirers of that system to be the only sufficient check upon clerical encroachment. The ordinance takes the existing (position?) in that regard of the Synod in South Africa and gives it permanence."

*Artikel 8:* Weens die belangrikheid daarvan gee ons die artikel volledig, saam met die verduideliking daarvan deur Sir William Porter:

Dit lui: „And be it enacted that no rules or regulations of the said Church whether contained in the schedule to this ordinance or to be afterwards framed shall have or possess any direct or inherent power whatever to affect in any way the persons or properties of any person whomsoever; but all such rules and regulations shall be regarded in law in like manner as the rules and regulations of a merely voluntary association, and shall be capable of affecting the persons of properties of such person only as shall be found in the course of any action or suit before any competent court to have subscribed, agreed to, adopted or recognized, the said rules and regulations or some of them in such manner as to be bound thereby in virtue of the ordinary legal principles applicable to cases of express or implied contract."[65])

Hiervan sê Porter:[66]) „The eighth section restrains the Church from legislating in temporal matters. Its laws are to possess no direct or inherent power to bind any man. In short, though termed laws, they are in strictness to be destitute of everything that distinguishes a law, imposed by external authority,[67]) from a rule

[65]) Statute Law of the Cape of Good Hope, bl. 611.

[66]) In sy rapport.

[67]) *Law* hier natuurlik beskou uit positiwistiese opvatting.

assented to and adopted by individual free will. Considered as laws their only sanctions are church censures, and church censures when unsupported by the civil power can affect no civil right. . . ." en verder „But the right to secure obedience to its rules from its own members, by the infliction of censures, or if necessary, by expulsion, is a condition of every association and we cannot refuse to a christian church what we concede to a convival club. And, indirectly the laws of the church may come to bind in temporal matters. But they will do so not because the church laws bind themselves but because certain persons have agreed to them in such a manner as to bind themselves upon the common principles of contract, expressed or understood.

„The Church laws are to be viewed as the rules of a mere voluntary association. It is not said, indeed that the D.R. Church is such a mere voluntary association; a position which her members would deny and which it would have been improper to lay down. But to declare that her legislation shall be judged of just as if she were such an association, is, I conceive a sound principle and with a legislation so limited, she cannot possibly do harm."

In hierdie artikel, afkomstig van 'n Engelse prokureur-generaal, wat bekend was met die Engelse reg, is dus by wet bepaal dat die kerk deur die owerheid beskou en behandel sal word as „a mere voluntary association." Ons kom in hoofstuk IX hierop terug.

Voordat ons van hierdie artikel afstap wil ons daarop wys dat streng uitmekaar gehou moet word die wyse waarop die Staat die Kerk beskou en die wyse waarop die kerk homself beskou. Oor die laaste twee artikels kan ons kort wees:

*Artikel 9:* Sê Porter in sy rapport: „Is intended to protect the bona fide proceedings of the Church courts. . . . It is but justice to church officers, and advantageous to the church to regard the acts of men who pursue the course prescribed for them honestly and bona fide as priveleged."

Dit is al dikwels in ons howe i.v.m. kerksake getoets.[68]) Ons kom daarop terug in die behandeling van die *Tuguitoefening*.

*Artikel 10:* Behandel die vermoënsreg van die kerk. Dit magtig die ampsdraers om daarmee te handel volgens die beginsels van die Trust. Ook hieroor later meer.

Die aanname van die Ordonnansie was 'n betekenisvolle gebeurtenis vir die Kerk. Daarna is vir die eerste keer die vryheid van die kerk deur die Staat in Suid-Afrika erken. Soos reeds tevore aangetoon, het die Staat geen regte aan die Kerk toegeken wat hy nie reeds tevore besit het nie, maar die verdienste van die

[68]) O.a. Weber vs. van der Spuy, Searle II, bl. 40. — Dippenaar vs. Hauman, (Roscoe 1861—1867) bl. 37. — Ziervogel vs. de Waal, 1937, T.P.D.



Ordonnansie is dat die Staat offisieel die *bestaan* van daardie inherente regte erken het. Dit is onjuis as regter Cloete in *Burgers vs. Sinodale Kommissie* (R.I. bl. 252) beweer dat die kerk 'n skepping van die Ordonnansie is. Prof. Moorrees sê hiervan: „De kerk is geen schepping van de Ordonnantie. Zij bestond er lang voordat men aan een Ordonnantie dacht. Zij heeft noch haar bestaan noch haar voortbestaan aan eenige vorst of overheid te danken, maar aan Hem, die is de Koning der Koningen en Heer der Heeren." [69])

## VII. *Verdere ontwikkeling van die Kerkinrigting na 1843*

Hierbo het ons op bepalings in die Ordonnansie gewys waardeur die vryheid van die Kerk as soewereine organisasie aangetas word. Die bylaag het bepalinge bevat wat die Kerk in sekere opsigte nog bind aan die Staat, b.v.

1. Wanneer 'n kerkraad 'n scriba, koster of ondernemer aanstel, moet die aanstelling aan die regering vir goedkeuring voorgelê word in die gevalle waar die regering die salaris van hierdie amptenare betaal (Art. 37, 7).
2. Die Kerkraad moet verlof van die Regering verkry om 'n predikant te beroep; d.w.s. in die gemeentes waar die salaris van die leraar deur die regering betaal word. Art. 212 of seksie 5 Ord. 7).
3. Die name van die gekose kerkraadslede moet aan die regering voorgelê word vir goedkeuring (Art. 36, 11). Hierdie bepaling is deur die Sinode van 1847 geskrap.[70])
4. Die bydraes van die Staat aan die kerk, wat verseker was deur seksie 2 van Ord. 7, soos aangevul deur die proklamasie van 10 Nov. 1843, het die s.g. patronaatsreg van die Owerheid meegebring. (Art. 5 van Ord. 7/1843, soos gewysig deur Ord. 16 van 1845.) Hiervolgens het die Owerheid die reg gehad om self predikante in vakante gemeentes te benoem, alhoewel dit gewoonlik aan die Kerk oorgelaat was om te beroep, onderhewig aan die goedkeuring van die regering (art. 212 Bylae 1842.) Die kerk wou graag vry wees in die verkiesing van sy leraars, maar hy wou tog ook graag die geldelike steun van die Staat behou. Die posisie het aanleiding gegee tot 'n lang stryd oor die s.g. *Vrywillige beginsel.*[71])

Langsamerhand het die beskouing veld gewen dat om absoluut vry te wees, die kerk ook in sy eie finansiële behoeftes moet voorsien. Dit lei tot die aanname in 1875 van die *Parlementêre Akte no. 5 van 1875*. Hiervolgens is bepaal dat geen staatstoelaes in die vervolg meer aan die kerk gegee sal word nie, behalwe dat

[69]) Moorrees: Sluitingsrede t.a.p.
[70]) Acta VII, 10e Sitting, bl. 271.
[71]) Acta VIII; IX, 60; X, 160; XI, 75; XII, 14, 15.

diegene wat regeringstoelaes ontvang het by die inwerkingtreding van die wet, dit nog sal ontvang tot aan hulle dood, of totdat hulle uit die diens van die kerk tree.

Hierdie wet het Artikel 2 van Ord. 7 (soos aangevul deur die prok. van 10 Nov. 1843) sowel as Ord. 16 van 1845 afgeskaf.

Die volgende saak wat vir jare die aandag van die Kerk geniet het, tot aan 1898 toe die Emendatie Akte van die Ned. Ger. Kerk (1898) aangeneem is, was om die herroeping van die hele Ordonnansie te verkry of altans wysiging van die knellende bepalings wat nog oorgebly het, naamlik:

a. Artikels 1 & 2 van die Ordonnansie wat die N.G. Kerk op grond van die beslissing in die bekende Loedolff Saak [72]) beperk het tot die grense van die Kaapkolonie;

b. Artikel 7 wat die samestelling van die Sinode onveranderlik vasgelê het; en

c. Artikel 6, wat die belydenisskrifte van die Kerk foutief bevat.

Na die uitspraak in die Loedolff Saak [73]) het die kerk besef dat die besit van ordonnansie 7 nie so'n onvermengde seën was as hulle oorspronklik gedink het nie. Op die Sinodale vergadering van 1862,[74]) sowel as in die daarop volgende jare,[75]) was die saak gedurig onder die aandag, maar eenstemmigheid kon nie verkry word nie.

Uit die rapporte en besprekings blyk dat die kerkleiers bevrees was vir die nadelige gevolge wat die herroeping van die Ordonnansie moontlik met sig sou meebring. Die vernaamste besware was:

1. As die Ordonnansie herroep word, sou dit miskien skeuring kan veroorsaak deurdat sommige lidmate weier om by die opnuut georganiseerde N.G. Kerk aan te sluit.

Hierdie beswaar berus op die onjuiste opvatting as sou die Ordonnansie sekere regte aan die kerk toeken, en dat die regte sou verval as die Ordonnansie herroep word. Ons het daar reeds tevore op gewys dat die Ordonnansie alleen Staatserkenning bevat van die regte wat die Kerk inherent besit het voordat die Ordonnansie aangeneem is, en nog sou besit *nadat die Ordonnansie herroep* is. Waar die precedent eenmaal geskep is, en waar die regbank reeds konsekwent daardie regte erken het,[76]) nie net in die geval van die N. G. Kerk nie, maar ook in die geval van

[72]) Loedolff and Smuts vs. Murray and Louw Searle IV, bl. 86.
[73]) Loedolff and Smuts vs. Murray and Louw Searle IV, bl. 86.
[74]) Acta X, bl. 155 & Bylae K.
[75]) Acta XI, bl. 43 & Bylae E; XII, bl. 7 & Bylae K; XIII, bl. 12, 53; XIV, bl. 69; XV, bl. 12, 34—36 & Bylae; XVI, bl. 10; XIX, bl. 52.
[76]) Kotze vs. Murray, Searle's V, bl. 39. Van Graan vs. Hope Town Kerkraad, Juta IV, bl. 131. Burgers vs. Murray Roscoe I, bl. 218.



ander kerke wat geen Ordonnansie besit het nie,[77]) spreek dit vanself dat die herroeping van die Ordonnansie geen wesenlike verandering in die posisie van die kerk sou meebring nie.

2. Die herroeping van die Ordonnansie sou beteken die herroeping ook van die Wette en bepalings wat as 'n bylaag by die Ordonnansie gevoeg is.

Hierdie beswaar gaan ook nie op nie. Dit was, soos ons reeds hierbo aangetoon het, vir die regsgeldigheid van die wette van die Kerk nie nodig om hulle as 'n bylaag by die Ordonnansie te voeg nie, mits hulle as sodanig wettig aangeneem en bekragtig is op 'n behoorlike saamgestelde Sinodale vergadering. Die feit dat dit wel aan die Ordonnansie toegevoeg is, het dit in geen opsig meer bindend gemaak as die wette en bepalinge van ander Kerke (b.v. die N. G. Kerke in die Oranje Vrystaat, Transvaal en Natal) wat nie in die wetboeke van die land opgeneem is nie. Al wat in werklikheid sal gebeur as die Ordonnansie herroep word, is dat die wette en bepalinge uit die wetboeke van die Staat verwyder word. Hier kan ons verwys na die analoë geval van die vroeëre *Ned. Herv. Kerk in de Zuid-Afr. Republiek*. Die Kerk sou volgens Art. 20 van die Grondwet [78]) „de kerk van den Staat zijn" en die wette en bepalinge van die Kerk is in die versameling Locale Wetten der Zuid Afrikaansche Republiek van 1849 tot 1885 opgeneem.[79]) In 1886 het die Volksraad egter sy eie vorige besluite en bepalings i.v.m. „de kerk van den Staat" herroep,[80]) maar daarmee het die wette van die Ned. Herv. Kerk nie verval nie. Die wettige bestaan van die Ned. Herv. Kerk is in 1893 deur die Hooggeregshof van die Republiek erken en gehandhaaf.[81])

3. Algemeen is beweer dat, indien die ordonnansie herroep word, die kerk aan die wetgewer sal moet versoek om 'n Akte van inkorporasie in die plek daarvan te stel teneinde die eiendomme van die kerk te verseker.[82])

In 'n rapport oor die herroeping van die ordonnansie [83]) word twee moontlike weë aan die hand gegee.

„De eene is dat de Synode het Parlement zou verzoeken by de herroeping der Ordonnantie, een acte van corporatie te verleenen, waardoor de kerk zou worden verklaard te zyn een vrywillig

[77]) Long vs. Bishop of Cape Town, Searle's IV, bl. 162 Bishop of Natal vs. Gladstone, L. R. 3 Eq., bl. 36, (Maasdorp I) bl. 351.
[78]) Locale Wetten 1849—1885, bl. 37.
[79]) Volksraadsbesluit 23 Mei 1873, art. 17.
[80]) Volksraadsbesluit 26 Mei 1886. (Locale Wetten 1886—1887, bl. 74—75.)
[81]) N. H. Kerk v. Standerton vs. N. H. of G. Kerk van Standerton. Hertzog, bl. 69.
[82]) Acta XV Bylae: „De Herroeping der Ordonnantie".
[83]) Acta XV, Bylae.

genootschap, met macht van eigendom te bezitten, gelijk eenig publiek lichaam, dat van de wetgeving des lands zyne acte van overeenkomst ontvangt." [84])

„Het tweede plan zou wezen als volgt: „de Synode stelle hare eigen acte van overeenkomst vast, met bepaling van de voorwaarden waaronder zij als burgerlijk genootschap wenscht bekend te staan en waaronder al hare leden en gemeenten zich onderling hebben vereenigd. Zij zou een besluit moeten nemen, gelijktijdig met het verzoek om de herroeping, dat van het oogenblik der herroeping de gemeenten onder de nieuwe acte vereenigd zouden blijven."

Dit kom ons voor asof die kwessie van die vaste goed van die Kerk in die Kaapkolonie opgelos kon geword het deur gebruikmaking van die bepalings van Wet No. 3 van 1873 van die Kaap Kolonie waarvan die aanhef as volg lui:

„To remove doubts as to the ownership of immovable property held in trust for unincorporated joint stock companies and other bodies, and for the appointment, when necessary, of trustees for such companies or bodies."

Afd. I art. 2 van die wet bepaal: „The term 'association' shall comprise any congregation, society or denomination, christian or otherwise united for the public worship of Almighty God, as also every missionary Society.... ens."

Afd. I, 3 van die wet bepaal: „The term *office bearers*.... sal insluit: „moderators of presbeterian churches.... and generally all functionaries by whatsoever name called who hold office in any church or denomination whether christian or not."

Volgens die verdere bepalinge van die wet word die eiendomme van sulke „associations' 'deur hulle „office bearers" as „trustees" geadministreer.

Die bepalings van hierdie wet kom in hoofsaak op dieselfde neer as die eiendomsbepaling van Art. 10 van Ordon. 7/1843: „En dit word bepaal dat dit wettig sal wees vir die persoon of persone by wie, kragtens die dan bestaande wette en bepalings van die gesegde kerk, die besit of die administrasie berus van enige geboue, landerye, fondse, gelde, goedere of effekte, wat behoort aan enige gemeente of Ring, of aan die Algemene vergadering, respektiewelyk, om as eiser op te tree in alle aksies of prosesse wat betrekking het op enige saak of voorwerp wat deur enige sodanige beampte of beamptes respektiewelik besit of geadministreer word asof dit sy of hulle private eiendom was; en in enige kriminele vervolging sal die eiendomsreg van enige van die sake of dinge

[84]) Wet 3 van 1873 (Kaap).



hierbo vermeld berus by die persoon of persone wat in enige Siviele aksie of proses as eiser of gedaagde mag optree."

Hierdie artikel is wel meer omvattend as die bepalings van wet 3/1873 wat net voorsiening maak vir die onroerende goed van derglike organisasies, maar dit sou o.i. tog moontlik gewees het om wet 3/1873 só te wysig dat dit alles insluit waarvan artikel 10 van Ordonnansie 7/1843 melding maak. Wanneer die Ordonnansie herroep word val die N.G. Kerk ook onder die algemene bepalinge van wet 3/1873 sonder dat dit nodig is om eers 'n inkorporasie-akte ter beveiliging van die eiendomme aan te neem.

Die Kerk het uiteindelik maar afgesien van die voorneme om die Ordonnansie in sy geheel herroep te kry [85]) en het pogings aangewend om dit te laat verbeter: 'n Kommissie het aan die Sinode van 1897 [86]) as volg gerapporteer:

„Uwe Commissie benoemd in zake de Ordonnantie heeft na bedaarde overweging van ingewonnen rechtsgeleerd advies, de eer de volgende aanbevelingen te doen:

1. Met het oog op bestaande omstandigheden, vooral het gebrek aan eenstemmigheid omtrent deze zaak, zou het voorals nog niet raadzaam zijn overtegaan tot eene algeheele herroeping der Ordonnantie.

2. De Synode verzoeke de Wetgeving des Lands de Ordonnantie alzoo te wijzigen:

a. dat in het vervolg alle dubbelzinnigheid zal vermeden worden omtrent de vraag of de „Ned. Ger. Kerk in Zuid-Afrika" zich uitstrekken kan buiten de grenzen der Kolonie.

b. dat in § 6 de onvolledige opgave der Formulieren van Eenigheid worde verbeterd.

c. dat § 7 die de samenstelling der Algemene Kerkvergadering vaststelt worde gelijk gesteld met de reglementen in de Schedule, dat is, onderworpen aan zoodanige wijzigingen als de Synode daarin van tijd tot tijd mag wenschen aan te brengen."

Hierdie aanbevelinge is aangeneem en beliggaam in die Wysigingswet van die Nederduitse Ger. Kerk 1898 (No. 9/1898).

Dit was die laaste wysiging wat in die Ordonnansie aangebring is.

Die Ordonnansie sou in sy geheel vervang geword het deur die N. G. Kerken Verenigings Akte (No. 23/1911), maar aangesien die wet nie van krag sou wees voordat dit ook deur die kerk, op die wyse daarin voorgeskrywe [87]) aangeneem is nie, en aangesien

[85]) Acta XVI, 3e sitting, bl. 10.
[86]) Acta XIX, 19e sitting, bl. 52.
[87]) In arts. 1, 2, 3.

die kerk dit toe *nie* aangeneem het nie, bly die Ordonnansie nog van krag.[88])

Saam met die wysinge wat so van tyd tot tyd in die Ordonnansie self aangebring is, is daar gedurig wysiginge aangebring in die oorspronklike wette en bepalinge wat in 1843 as bylaag aan die Ordonnansie toegevoeg is. Af en toe is 'n algehele revisie van die kerkwette onderneem.[89]) Hiervan sê Prof. Keet:[90]) „Door de geschiedenis van onze kerk heen vinden wij een steeds meer zuiver wordende vorm van de kerklike regering. En deze wijzigingen moeten beschouwd worden in 't licht van 'n altijd meer bewust worden van het verschil dat er bestond tussen die praktijk en de theorie. De praktijk bewoog zich wezenlik op de gereformeerde lijn, maar om onze afhanklikheid van het Hervormde reglement, was er nog zo veel dat uiterlik aan het kollegialisme herinnerde."[91])

In die volgende hoofstukke sal ons nader kennis maak met die „steeds zuiver wordende vorm van de kerklike regering."

## § 3. DIE ONTWIKKELING VAN DIE GEREFORMEERDE KERKINRIGTING BUITE DIE GRENSE VAN DIE KAAP KOLONIE.

### A. Die ontwikkeling van die kerk buite die grense van die kolonie tot 1862.

Die geskiedenis van die kerkinrigting hang só nou saam met die geskiedenis van die Groot Trek en die vestiging van die Boererepublieke dat die eersgenoemde nie begryp kan word sonder kennis van laasgenoemde nie.[92])

Toe die Voortrekkers uit die Kolonie getrek het, het hulle hulle nog beskou as behorende tot die Ned. Ger. Kerk in Suid-Afrika.[93]) Hulle het met hulle saamgeneem die Kerklike Reglemente van 1824, en daarop het hulle die verdere kerklike ontwikkeling geskoei.[94]) In die eerste jare was daar nie eintlik sprake van kerkinrigting

[88]) Maasdorp, *Institutes* I, bl. 351—2 (6e ed. 1936) meen dat Ord. 7 wel herroep is deur wet 23/1911, maar hierin is hy verkeerd. Sien arts. 1—4.

[89]) Sinode van 1873, 1903 en onlangs weer in 1940.

[90]) B. B. Keet: *Na Honderd jaar*, bl. 22.

[91]) Indien die leser geïnteresseerd is in die vraag in hoever ons kerkinrigting in ooreenstemming is met die gereformeerde beginsels, verwys ons u na: Eybers, *Die Kerkinrigting van die Ned. Ger. Kerke in S. A.*, v. Schaik, Pretoria, 1933.

[92]) Dit lê buite die bestek van hierdie werk 'n volledige oorsig te gee van al die historiese omstandighede wat aanleiding gegee het tot die verskillende vorms van kerkinrigtinge. Ons verwys na geskiedkundige werke hiervoor: Sien Bibliografie.

[93]) C. Spoelstra: *Het Kerkelijk en godsdienstig leven der Boeren*, bl. 19.

[94]) Wypkema: *De Invloed van Nederland op ontstaan en ontwikkeling van de Staatsinstellingen der Z. A. Republiek tot 1881*, bl. 227. Dagboek Erasmus Smit, bl. 165.



in die ware sin van die woord nie, die Boeregemeenskap het nog geen vaste verblyf gehad nie, daar was geen predikante nie, ens.

Die eerste poging tot kerkinrigting vind ons in die Vrystaat toe die Trekkers op 8 Febr. 1837 in die omgewing van Thaba'Nchu 'n kerkraad gekies het.[95]) Kort daarna word Eerw. Erasmus Smit benoem tot leraar by die reisende gemeente van die gereformeerde kerk na Port Natal.[96])

In die jaar 1847 het die Kaapse Kerk 'n kommissie afgevaardig om die „Emigranten" te bezoek „*met volle* magt, om alle zoodanige maatregelen in vereeniging met hen te neemen, waardoor in hunne geestelijke behoeften op een geregelde wijze kan worden voorzien.[97]) Dit word opgevolg deur 'n tweede kommissie in 1848[98]) en die bevestiging van die eerste predikant (Ds. Andrew Murray Jnr.) in 1849 te Bloemfontein.[99]) In Maart 1852 het 'n derde Kommissie van die Kaapse Kerk[100]) die gemeentes in die Noorde besoek, as gevolg waarvan die Sinodale Commissie besluit het om 'n nuwe Ring te vorm van die gemeentes in die O.V.S. en Natal.[101]) Op die Sinode van 1852 is besluit om die Oor-Vaalse gemeentes ook in die Kaapse Sinodale verband op te neem, ofskoon hulle staatkundig onafhanklik was.[102]) So het die kerklike posisie gebly tot in 1862. Nadat die O.V.S. en Natal staatsregterlik nie meer onder die regering van die Kaap geval het nie, het die gemeentes nog in die Kaapse Kerkverband gebly. In 1862 het die Hoëgeregshof[103]) egter beslis dat die Kaapse Kerk — al word dit ook genoem: „Die Ned. Ger. Kerk in Suid-Afrika" deur die Ordonnansie beperk word tot die grense van die Kaap Kolonie. Hierdie beslissing het die gemeentes van die Transgariepse Ring verplig om hulle selfstandig te organiseer.

[95]) Moorrees: *Kerkgeskiedenis*, bl. 706.

[96]) Moorrees: ibid.

[97]) Acta VII, bl. 272 & 273. Daar het toe reeds in aldrie gebiede (O.V.S., Natal en Transvaal) offisiëel gemeentes van die N. G. Kerk bestaan, maar hulle was ongeorganiseer en herderloos. — Sien Moorrees: *Kerkgeskiedenis*, bl. 716. Die gemeentes was Port Natal, Pietermaritzburg, Weenen, Winburg en Mooirivier of Potchefspruit.

[98]) Moorrees: *Kerkgeskiedenis*, bl. 735; Kerkbode 4 (1852), bl. 339.

[99]) Ibid. bl. 745; Kerkbode ibid. bl. 339.

[100]) Ibid. bl. 758 e.v.; Kerkbode ibid. bl. 339.

[101]) „Ring van Transgariep", Kerkbode ibid. bl. 342. Die O.V.S. en Natal was toe onder Britse bewind — dus kon die gemeentes sondermeer ingeskakel word by die Kaapse Sinode. Die posisie van die Transvaalse Kerk bespreek ons apart.

[102]) Acta VII, bl. 20, 28. Op die advies van Sir Wm. Porter wat gesê het dat daar niks in die Ordonnansie (7/1843) was wat die voorgestelde inlywing kon belet nie. „Dit beskou die kerk as 'n geestelike liggaam, wat deur geen Koloniale grense beperk is nie." — Moorrees: *Kerkgeskiedenis*, bl. 767.

[103]) Loedolf & Smuts vs. Murray & Louw. Searles IV, bl. 86.

### B. Kerkinrigting in Natal en O.V.S. na 1862.

#### I. *Natal*

Die Eerste Algemene Kerkvergadering van die Nederduits-Gereformeerde Kerk in Natal is gehou te Pietermaritzburg op 7 Junie 1865.[104])

Die begeerte van die Natalse Kerk was, aangesien hulle nie meer as deel van die Kaapse Kerk beskou kon word nie, om inverband met die Kaapse Kerk „in de naauwste mogelijke vereeniging" te verkeer; [105]) en hulle het ook verder ooreengekom om:

a. „Ledematen wederzijds aan te nemen en te erkennen als van zusterkerken, zonder onderwerping aan de bepalingen voor vreemdelingen.

b. Predikanten wederzijds te beroepen, mits de predikanten in Natal zich bij de Synode der Kaap Kolonie laten legitimeren, of anders geheel op dezelfde wijze laten legitimeeren als zulks bij de Ned. Ger. Kerk in de Kaap Kolonie plaats grijpt.

c. Deputaten over en weer na de verscheidene Kerkvergaderingen te zenden." [106])

Die Kerk in Natal sou dus so getrou moontlik die Moederkerk volg.[107])

Aangesien die Natalse Kerk na 1862 nie meer beskou kon word as vallende onder die bepalings van Ordon. 7/1843 nie, het hulle die Wetgewende Raad versoek om 'n akte van inkorporasie te passeer om hulle eiendomme te verseker en is Wet No. 13/1872 aangeneem.[108]) Dit bepaal:

1. „In any civil suit or action, instituted by and on behalf of, or against, the General Assembly of the D.R. Church of Natal, in any court of law within this Colony, that body shall be legally represented, either to sue or defend, by the Praeses and Scriba at the time in function as such."

2. In die geval van Kerkraad en gemeente, word hulle verteenwoordig deur „the officiating Minister or Consulent, and one or more elders acting as such at the time."

3. I.v.m. eiendomme: „Any deed or transfer.... shall and may be made and affected by the Praeses and Scriba of such assembly...." en vir die Kerkraad „by the officiating Minister or Consulent, and one or more elders acting as such at the time...."

---

[104]) Gerdener: *Bouwstowwe*, bl. 12.
[105]) Uit 'n brief aan Kaapse Sinode. — Gerdener, *Boustowwe*, bl. 70.
[106]) Ibid.
[107]) Ook die wette is opgestel na die model van die wette en bepalinge van die moederkerk in die Kaap Kolonie. — Spoelstra: *Kerkelyk Leven*, bl. 53—54.
[108]) Gerdener: *Boustowwe*, bl. 19.



Hierdie wet bevat niks nuuts nie: Dit is maar net die beginsels van Ord. 7 toegepas op Natal: die Kerk is 'n vrywillige vereniging en sy eiendomme word geadministreer deur die ampsdraers.

#### II. *Oranje Vrystaat*

In 1864 is die „Ned. Geref. Kerk van die O.V.S." gestig: Van 10 tot 15 Nov. 1864 is 'n voorlopige vergadering op Smithfield gehou waar die wette en bepalinge vir die Vrystaatse Kerk deeglik bespreek is. Een van die predikante wat aan die verrigtinge deelgeneem het skrywe daarvan as volg:

„Niemand kan meer overtuigd zijn van de moeijlijkheden, waarin onze afscheiding van de Kaapsche Sijnode ons gebracht heeft, met het oog op de constitueering onzer kerk, dan wij selven, jeugdige en grootendeel onervaren voorgangers der gemeente, vooral met het oog op het wijzigen van wetten geschikt voor onze Vrijstaatsche Kerk.... Het beste bewijs.... zal later gegeven worden, als, na de November vergadering te Smithfield, de wetten bekrachtigd en in druk gekomen zijnde, zal blijken, *dat wij doorgaans de bepalingen onzer moederkerk hebben behouden, en slechts hier en daar.... veranderingen hebben gemaakt.*" [109])

Die „Wetten en Bepalingen voor de Ned. Ger. Kerk in den O.V.S." is op die eerste Algemene Kerkvergadering wat in Bloemfontein op 10 Mei 1865 gehou is,[110]) aangeneem en deurgestuur na die Volksraad — nie vir bekragtiging nie —, maar bloot vir kennisgewing, „dat de aldaar geconstitueerde Synode, voor de eerste maal als zoodanig vergaderd, niet alleen aan eene in haar eigen boezem bestaande behoefte voldoet, maar ook gevolg geeft aan den algemeenen wensch der talryke ledematen die zy vertegenwoordigt, door by hare eerste zitting U.H. Ed. die welmeenenden dank der kerk te betuigen gelyk zy by dezen doet voor de ondersteuning en ongestoorde vryheid tot dusver onder uw H.Ed. weldadig bestuur genoten, tevens de vryheid nemende u H.Ed. hiernevens aan te bieden een Exemplaar harer wetten, waaruit de Regering, die krachtens Art. 22 van 's lands Constitutie de Nederlandsche Hervormde Kerk *bevordering* en *ondersteuning* waarborgt, inzage verkrygen kan van de wyze van Bestuur in gezegde kerk." [111])

In die O.V.S. was die verhouding tussen Kerk en Staat van die

---

[109]) Brief aan Ds. H. van Broekhuyzen. Gerdener, *Boustowwe*, bl. 154. Kursivering van my.
[110]) Gerdener, a.w., bl. 91, 161.
[111]) Gerdener, a.w., bl. 161. In dieselfde brief wys die Sinode ook daarop dat die naam van die Kerk „abusievelyk" in die Konstitusie voorkom as „Nederlands Hervormde Kerk" en vra beleefd dat die Volksraad dit sal verander tot: „Nederduitsch Gereformeerd Kerk".

begin af aan korrek. Die Volksraad het nie een bepaalde kerk as Staatskerk erken, soos in die Zuid-Afrikaansche Republiek, nie en het hom ook nie bemoei met die aangeleenthede van die kerk nie, behalwe om die kerk met toelaes uit die Staatskas te ondersteun.[112])

Die kerk in die O.V.S. het op „regelmatige en correcte wijze.... uit onze Kaapsche Moederkerk" [113]) ontwikkel — en op dieselfde wyse voortgegaan tot op die huidige dag.

### C. Kerkinrigting in Transvaal:

Die ingewikkelde geskiedenis van die kerk in Transvaal kan nie hier bespreek word nie. Ons noem alleen die sake wat van belang is vir die kerkregtelike ontwikkeling:

#### I. *Inlywing van Transvaalse gemeentes by die Kaapse Kerk*

Ons het hierbo reeds meegedeel dat 'n kommissie van die Kaapse Kerk in 1852 aanbeveel het dat die „Oor-Vaalsche" gemeentes by die Kaapse Kerk ingelyf sal word.[114]) Die aanbevelings wat deur die Sinode aangeneem is, was: [115])

1. „De inlijving van de Overvaalsche gemeentes worde daargesteld.
2. „De door de Hoog Ed. Volksraad beantwoordde vragen zijn de vastgestelde voorwaarden waarop de inlijving plaats hebbe.[116])
3. „Deze gemeenten worden geheel en al bestierd naar de wetten en bepalingen van de Ned. Ger. Kerk van Zuid-Afrika, met inachtneming van de door de Volksraad beantwoordde vragen.

---

[112]) Dit was gedoen as 'n blyk van welwillendheid aangesien „de overgroote meerderheid des Volks" daaraan behoort. Later het ander kerklike denominasies ook steun ontvang. — Sien Spoelstra: *Kerkelyk en Godsdienstig leven der Boeren*, bl. 46—47.

[113]) Spoelstra: a.w., bl. 47.

[114]) Sien bl. 59 en voetnoot 102.

[115]) Acta VIII, bl. 28. Dreyer: *Die Kaapse Kerk en die Groot Trek*, bl. 180.

[116]) Die *voorwaardes* waarvan hier melding gemaak word is tydens die besoek van Ds. Neethling & Murray na Transvaal in 1852 op 'n kerkvergadering te Potchefstroom by wyse van vrae opgestel en het behels:

a. Of die leraar wat beroep mag word na Transvaal, lid sal bly van die Ger. Kerk van Z. A.? En of die gemeentes, hoewel staatsregtelik afgesonder, geestelik onder die gesag van die Sinode bly?
b. Of die Volksraad die leraar se salaris sal betaal.
c. Of die Volksraad sal erken dat die leraar in die uitoefening van sy *geestelike* amp vry is van alle wêreldse gesag.
d. Of die Raad „aanklagt in het geestelyke" teen 'n leraar sal verwys na 'n Kommissie van geestelike toesig of na die Kerkraad van die gemeentes.

Hierdie vrae is deur die Kerkvergadering en deur die Volksraad bevestigend beantwoord. Sien Moorrees: *Kerkgeskiedenis*, bl. 763—764. Spoelstra: *Kerkelyk leven*, bl. 135.



4. „Zij worden verklaard te behooren tot den Ring van Transgariep.
5. „Zij zorgen voor de reiskosten hunner afgevaardigen naar Ring en Synode terwijl de Synode van die gemeenten geene fondsen daartoe verwacht.
6. „De Synode houdt zich niet verantwoordelijk voor het salaris, der Predikanten, 't welk door de Hoog Ed. Volksraad gewaarborgd wordt."

Van hierdie besluit is op die 27 Okt. 1852 kennis gegee aan die Transvaalse Volksraad, of soos die opskrif van die brief geheet het, „Aan den Hoog Ed. Volksraad der Maatschappij over de Vaalrivier." [117]) Op hierdie brief het die Sinode geen antwoord ontvang voordat sake oorkant die Vaalrivier 'n heeltemal ander wending geneem het nie.

#### II. *Afskeiding van die Kaapse kerk:*

Nog tijdens die Sinodale vergadering van 1852 is berig ontvang [118]) dat 'n proponent uit Holland op weg is om as leraar te gaan arbei onder „de bewoners van het Overvaalsche." Die vergadering het met dank daarvan kennis geneem en besluit om die heer Van der Hoff by sy aankoms in kennis te stel dat hy hom by die Actuarius moet laat legitimeer om beroepbaar te wees.[119]) Dit het later plaasgevind alhoewel prop. Van der Hoff nie 'n wettige beroepsbrief van enige Overvaalse gemeente kon toon nie. Al wat hy by hom gehad het was 'n aanstellingsbrief onderteken deur Professor Lauts, hoogleeraar aan die Instituut van Marine te Medemblik,[120]) wat gelui het: „Uit naam van en voor den Achtbaren Volksraad der Uitgewekene en Onafhanklijke Afrikaansche Hollanders, benoorden de Vaalrivier in Zuid Afrika, om als *predikant van de Nederlandsche Hervormde Kerk*,[121]) en als onderdaan van gezegden Achtbaren Volksraad zich te begeven na Zuid Afrika op een bezoldiging van 1800 gulden nederl. geld in het jaar." [122])

Ds. van der Hoff is wettig gelegitimeer as predikant van die Ned. Ger. Kerk in Suid-Afrika „na ondertekening van die wette en verordeninge van die kerk alhier." [123])

---

[117]) Dreyer: *Kaapse Kerk en Groot Trek*, bl. 181, C.f. Herderlike brief van die Sinode, Kerkbode IV, bl. 375 e.v.

[118]) Acta VIII, bl. 29—30.

[119]) Acta VIII, bl. 30. Moorrees: *Kerkgeskiedenis*, bl. 770.

[120]) Moorrees: ibid., bl. 771.

[121]) Kursivering van my.

[122]) Moorrees, a.w., bl. 772. Engelbrecht: *Gesk. Ned. H. Kerk*, bl. XXXVI, bylae XVI. Hiervan sê prof. Moorrees: „Van waar die heer Lauts aan die bevoegdheid gekom het om so'n aanstelling te maak is nie duidelik nie."

[123]) Moorrees: ibid., bl. 773. Kerkbode IV, bl. 386.

Ds. van der Hoff kom in Potchefstroom aan op die 31e Mei 1853, en volgens afspraak sou hy daar bevestig geword het deur Ds. A. Murray van Bloemfontein op 31 Julie daaropvolgende. Hy versoek Dr. Murray egter om sy oorkoms uit te stel.[124]) Die rede was klaarblyklik dat hy eers wou afwag om te sien wat sou gebeur op die Algemene kerkvergadering, wat op die tweede Maandag van Aug. 1853 op Rustenburg gehou sou word.[125])

Op die Kerkvergadering:

1. is Ds. van der Hoff „met eenparige stemmen" erken en benoem tot herder en leraar „der Nederduitsch Gereformeerde-Gemeenten in de Zuid-Afrikaansche Republiek." Hiervan is onmiddellik kennis gegee aan die Volksraad, (wat ook op Rustenburg in sitting was) wat die „aanstelling" goedgekeur en bekragtig het.[126])

2. Vervolgens is besluit om 'n selfstandige kerklike organisasie in die lewe te roep: i) „Omdat aan de voorwaarde of belofte om ons door bemiddeling der Kaapsche Synode, van leeraars te zullen voorzien, niet voldaan is" en ii) „Omdat men zich aan de kerkelijke wetten der Nederd. Geref. Kerk in Zuid-Afrika, onder de Synode, niet kan onderwerpen." [127])

3. Daar is ook eenparig besluit om „geen andere Kerkgenootschappen hier toe te laten dan de Nederd. Gereformeerde." [128])

Op die 22 Nov. 1853 skrywe die Volksraad 'n brief aan die Actuarius van die Kaapse Kerk waarin die stand van sake verduidelik word en o.a. gesê word: „De Nederduitsch Gereformeerde Kerk in de Zuid Afrikaansche Republiek beschouwt zich dus als eene onafhankelijke kerk, onder haar eigen bestuur.[129])

Op dieselfde datum antwoord ook ouderling F. E. Wolmerans (Praeses) en D. van der Hoff (scriba), uit naam van die algemene kerkvergadering, met ongeveer dieselfde inhoud as die brief van die Volksraad. Hierin stel hulle hulle eie posisie in die volgende woorde: „Wij verzoeken U Weleerw. vriendelijk als Actuarius van de Hoog Eerw. Synode, deze onze mededeeling kenbaar te maken, dáár waar het behoort, opdat men ons van nu af aan beschouwe en erkenne als eene onafhankelijke kerk onder haar

[124]) Moorrees, a.w., bl. 774.

[125]) C.f. sy brief aan prof. Lauts (Engelbrecht: Gesk., bl. LXXVII, bylae XXXI) waarin hy agt dae voor die vergadering aan prof. Lauts skryf dat die doel van die vergadering is o.a. „een eigen kerkelyk wetboek te maken" .... want „men wil van de Kaapsche Synode niets weten" .... die algemene gevoele is om hulle nie te onderwerp aan die inlywing deur die Kaapse Sinode nie — inteendeel „liever onder de Hollandsche Synode dan onder de Kaapsche".

[126]) Notule v. d. 1e Alg. Kerkvergadering — Gerdener, a.w., bl. 208.

[127]) Notule ibid., bl. 209.

[128]) Notule ibid., bl. 209.

[129]) Kerkbode VI, bl. 30.



eigen bestuur. Ons hoogste kerkelijke college, of geestelijke regtbank...., bestaat uit alle kerkeraadsleden onzer onderscheidene gemeenten, eenmaal des jaars op één der dorpen bij beurten te vergaderen....

Ten slotte zij nog ter uwer kennis gebragt, dat tot vervaardiging van een kerkelijk wetboek door de algemeene Kerkvergadering, onze Leeraar D. van der Hoff, en Br. Ouderling Wolmarans." [130])

III. *Die Hervormde Kerk in de Z. Afr. Republiek.*

Vroeg die volgende jaar (4 Mei 1854) het die Scriba van Kaapse Sinodale Kommissie 'n memorie ontvang uit die Z.A. Republiek. Dit was 'n versoek van 'n aantal kerklidmate wat hulle nie kon verenig met die afskeiding van die Kaapse Kerk nie „en verlangden zich te blijven houden bij het bestuur der gereformeerde kerk in deze Kolonie." [131])

In Augustus 1854 besluit die kerkraad van Lydenburg om Ds. v. d. Hoff nie langer as hulle predikant te erken nie [132]) en stuur kort daarna 'n versoek aan die Synodale kommissie om weer opgeneem te word in die Kaapse verband.[133]) Die Kaapse Kerk het eenvoudig nie die afskeiding van die „selfstandige Kerk" erken nie, soos die Sinodale Kommissie dan ook vir Ds. van der Hoff geskrywe het,[134]) „dat het haar wel bekend is, hoe de opneming en inlijving der gemeenten in het Transvaalsche (thans de Zuid Afrikaansche republiek) op haar eigen herhaald en dringend verzoek in de laatste Synode is geschied, doch dat het der Commissie niet bekend is, dat zij sedert die opneming en

[130]) Kerkbode VI, bl. 32. Volgens hierdie briewe gaan hulle van die veronderstelling uit dat die inlywing van die Transvaalse gemeentes eers weer deur hulle goedgekeur moes word. Maar die inlywing het deur die Sinode geskied op *versoek* van die Transvaalse Volksraad en Kerkvergadering. Dit was dus vir die Kaapse Sinode om die versoek aan te neem of te verwerp. Nadat die Kaapse Sinode die inlywing goedgekeur het en dit offisieel aan die Volksraad en gemeentes in Transvaal meegedeel het was die saak afgehandel. Eintlik was dit nie 'n kwessie van „*goedkeuring*" nie, maar *terugtrekking* van hulle vroeër versoek of uittreding uit die Kaapse Kerkverband. Dit sou dus beter gewees het as hulle liewer aan die Kaap laat weet het dat hulle van plan verander het en nou verkies om kerklik onafhankelik te bly. Sien ook Moorrees: *Kerkgeskiedenis*, 781—784. — Kerkbode VIII, 349, 315; VII, 46. — Engelbrecht, a.w., Bylae XXII tot LXXXII ens.

[131]) Moorrees, a.w., bl. 790—791. Kerkbode VII, bl. 45.

[132]) Ibid, bl. 793.

[133]) Kerkbode VII, bl. 46. Gerdener, a.w., bl. 595—600.

[134]) Ibid. Die Kaapse Kerk het volgehou dat die Transvaalse gemeentes onwettiglik losgeskeur het na die inlywing soos duidelik blyk uit 'n skrywe van die Sinodale Kommissie aan die gemeentes in Transvaal, waarin hulle o.a. verklaar: „ofschoon wij nu nog geenszins erkennen dat uwe gemeenten, die zoo plegtig bij onze kerk zijn ingelijfd, door de bedrijven van sommigen daarvan weder zijn losgescheurd". (Moorrees, *Kerkgeskiedenis*, bl. 792—793.)

inlijving afgescheiden zijn geworden." Volgens die beskouing van die Sinodale Kommissie was Lydenburg nog de jure onder die gesag van die Sinode in Kaapland.

In Oktober vergader die Ring van Transgariep te Winburg en verleen sitting aan die afgevaardigde van Lydenburg tenspyte van Ds. van der Hoff se protes.[135]) 'n Kommissie word aangestel om te antwoord op sekere vrae van iemand uit die gemeente van Lydenburg „ten opzigte der betrekking van de Overvaalsche gemeenten tot de Synode." Dit was 'n poging om die besware van die van der Hoff party uit die weg te probeer ruim. Van belang is vrae soos die volgende: [136])

1. „Staat de Synode onder het opzicht van het Britsche Gouvernement?"

In die antwoord word gewys op Art. 3 van Ord. 7/1843 en gesê „de Synode heeft de meest volkomene vrijheid om hare wetten te maken en te veranderen, zonder enig toedoen van de Engelsche Regering."

2. „Of de Predikanten der Kolonie verpligt zijn een eed van getrouwheid aan het Britsche Gouvernement af te leggen." Hierop antwoord die Ring „Neen! Geen van onze Leeraars heeft zulks moeten doen." Hulle erken „geen andere Overheid in wêreldsche zaken, dan hun eigen Volksraad en President."

3. „Is de Z.A. Republiek verpligt om de Koloniale Kerkwet aan te nemen, of zal zij het regt hebben eene voor haar zelve te maken, naar de behoeften van hare gemeenten?" Antwoord: „Wij kunnen ons geen geval voorstellen waarop ons Kerkl. Reglement niet zoude toepasselijk zijn in de gemeenten over de Vaalrivier. Hier in den Vrijstaat is men geheel onafhankelijk, en toch wordt de kerkelijke wet in haar geheel aangenomen. Alle bepalingen waarbij de Kerken in de Kolonie in betrekking worden gesteld tot het „Engelsch Bestuur" zijn niet toepasselijk op de Transvaalsche Gemeenten, noch op die van den Vrijstaat."

In Des. 1854 kom die Algemene Vergadering van die Hervormde Kerk bijeen op Potchefstroom en besluit om Lydenburg tot verantwoording te roep omdat hulle sonder kennisgewing weggebreek het van die vorige ooreenkoms (soos aangegaan op die eerste Algemene Kerkvergadering te Rustenburg in 1853). Hulle vaardig ook 'n manifes uit [137]) waarin hulle standpunt uiteengesit, en die skrywe van die Ring bestry word. Dit kom in kort hierop neer: Die kerk in die Z. Afr. Republiek is net in uitwendige bestuur van die Kaapse Kerk geskei terwyl „de band van ons gemeen-

[135]) Moorrees: *Kerkgeskiedenis*, bl. 794—795. Kerkbode VII, bl. 382.
[136]) Kerkbode VII, bl. 378—379.
[137]) „Eene Stem uit Mooirivier", Kerkbode VIII, bl. 347 e.v.



schappelijk geloof, onze hoop en liefde daarom door ons niet vaneen gescheurd is." As reël van hulle bestuur volg hulle voorlopig die reglemente van die Kaapse Kerk totdat hulle eie gereed is.

In hierdie stuk haal Ds. van der Hoff 'n belangrike punt aan waarop die Hooggeregshof in 1862 hom gelyk sou gee. Hy skryf: „De Kaapsche Synode heeft geen de minste aanspraak of regt buiten de grenzen der Kaap Kolonie, overal waar zij zich buiten die grenzen met kerkelijke zaken bezig houdt is zij buiten haar regt."

Lydenburg, en later ook Hartebeesfontein en Utrecht, weier om onder die selfstandige Transvaalse Kerk te staan en bly in Kaapse Kerkverband.

Ds. van der Hoff gaan voort om die Kerk te organiseer. In 1856 neem die Volksraad die „Grondwet der Zuid Afrikaansche Republiek" aan waarin die *Ned. Herv. Kerk* tot staatskerk verklaar word.[138])

Dit is die posisie tot en met 1862.

## IV. *Die Wette en bepalinge van die Nederduitsch Hervormde Kerk:*

Die eerste wetboek van die Ned. Hervormde Kerk [139]) is op die 28 Mei 1858 in die Staatscourant van die Z.A. Republiek gepubliseer.[140]) In die aanhef het dit gelui:

„Bekendmaking aan de Nederduitse Gereformeerde Gemeenten in de Zuid Afrikaansche Republiek. De Genade Gods in Christus zij met u!

Bij het openbaar maken onzer kerkelijke wetten in naam en op last van vereenigde kerkeraadsvergaderingen gehouden te Pretoria den 24e Febr. 1857 en te Potchefstroom 22 Dec. 1857, zij u het volgende ter kennis gebracht:

[138]) Gerdener: *Boustowwe*, bl. 228. — Moorrees, a.w., bl. 801. — Locale Wetten der Zuid Afrikaansche Republiek, bl. 37, Art. 20. Het Volk wil zijne Ned. Hervormde Godsdienstleer, zooals deze in de jaren 1618 en 1619 door de Synode te Dordrecht is vastgesteld, in hare grondbeginselen blijven behouden, en de Nederduitsch Hervormde Kerk zal de kerk van den Staat zijn.

[139]) Ons noem dit so om gemakliker te onderskei, ofskoon die naam *toe* nie was *Hervormd* nie, maar *Gereformeerd*. Tot aan die begin van 1858 was daar net een naam vir die Kerk in Transvaal, nl. *Nederduitsch Gereformeerde Gemeenten in de Zuid Afrikaansche Republiek.*

Van 1858 af heet dit *De Nederduitsch Hervormde Kerk in de Zuid Afrikaansche Republiek.* (Sien Locale Wetten van 1849 tot 1885, bl. 148.)

Later het Ds. Lion Cachet *de Nederduitsch Gereformeerde Kerk in de Zuid Afrikaansche Republiek*, as 'n aparte kerk, naas die Neder. Herv. Kerk opgerig. (Gerdener, Boustowwe, bl. 333.) In 1886 vind die vereniging van hierdie twee kerke plaas onder die naam *De Nederduitsch Hervormde of Ger. Kerk in de Zuid Afrikaansche Republiek.*

[140]) Locale Wetten (1849—1885), bl. 148.

1. Deze Kerkelijke Wetten zijn geheel en al gevolgd naar de kerkelijke wetten der Kaap Kolonie, met eenige uitlatingen van voor onze toestand overtollige bepalingen, en met eenige veranderingen die wij biddend hopen dat verbeteringen zijn mogen." En verder:

2. Die wette sou vir 'n jaar lank op approbasie gebruik word.

3. Dit sal dan by die eerste volgende sitting van die Volksraad voorgelê word vir goedkeuring.

Aan die einde kom voor die volgende bepalinge „Over de wederzijdsche betrekking tussen Kerk en Staat."

„Art. 1. Geen Gouvernement of wereldlijk bestuur heeft enige magt in de kerk, maar wel om de kerk; dat is het gouvernement beschermt de kerk en bezoldigt hare leeraren, wordende het geheel en al aan opzieners der kerk overgelaten de inwendige zaken der kerk te besturen en datgene te doen wat duidelik vervat is in de formulieren onzer kerk over de bevestiging van ouderlingen, diakenen en predikanten.

Geen Gouvernement of Gouvernementsambtenaar heeft als zodanig regt inzage te vorderen of te eischen van de inwendige kerkelijke zaken; alleenlijk als ledematen der kerk kunnen zij op den daartoe vastgestelden tijd en plaats daarvan inzage nemen.

2. Het benoemen van ouderlingen en diakenen der gemeente wordt geheel en al gesteld in handen der mansledematen. (De wijze waarop dit geschieden zal, nader te bepalen.)

3. Het beroepen van leeraren is gesteld in handen van kerkeraad en gemeente zamen. Voor dat zoodanige roeping uitgaat, wordt hiervan aan het Gouvernement kennis gegeven." [141])

Volgens Prof. Engelbrecht [142]) het hierdie wetboek nie Staatssanksie verkry nie, maar wel die volgende een wat in 1862 opgestel is. Die belangrikste verskil tussen die twee is dat in die 2e wetboek die naam *Gereformeerd* verander is in *Hervormd* en daarin dat die 2e wetboek meer afwyk van die Kaapse Wette en meer ooreenkoms vertoon met die Nederlandse Reglement van 1816.

[141]) Locale Wetten (1849—1885), bl. 168—169.

[142]) *Geschiedenis van de Ned. Herv. Kerk*, bl. 108: „Of deze wetten ooit regsgeldigheid hadden, valt niet te zeggen. Door de Volksraad zyn zy niet goedgekeurd. De eerste Reglementen die door de Volksraad zyn goedgekeurd waren de Reglementen die op 5 Augustus door de algemene Commissie 'voorlopig aangenomen en goedgekeurd werden', en door de Volksraad op 24 Okt. 1863 zyn bekrachtigd en erkend als wet van de Ned. Herv. Kerk". Die „Locale Wetten" van Transvaal van die jare 1849 tot 1885, „byeengebragt met breedvoerigen bladwyzer door Fred. Jeppe, en naauwkeurig herzien door J. G. Kotzé, Hoofdregter" en „gedrukt en uitgegeven voor rekening van het Gouvernement der Z. A. Republiek" in 1887, vermeld op bl. 148 'n Volksraadsbesluit van 24 Oktober, 1863 van die volgende inhoud:

Art. 127. Ingekomen Reglementen van de Neder. Herv. Kerk in de Z. A. Republiek.

Na deze Reglementen met derzelver veranderingen door de Algem. Kerkvergaderingen gemaakt, naauwkeurig nagezien en overwogen te hebben, keurt de Volksraad dezelve goed en wordt by deze bekragtigd. (2)."

In voetnoot 2 staan: „De Reglementen hier bedoeld zyn blykbaar de 'Kerkelijke Wetten en Reglement van de Ned. Ger. Gemeenten in de Z. A. Republiek' in Februarij en December 1857 opgesteld door de Vereenigde Kerkeraadsvergadering. Zie Staatscourant 28 Mei 1858."



Die Kerkinrigting van die Nederduitsch Hervormde Kerk was dus aanvanklik op kollegialistiese basis geskoei. Dit word ook onomwonde deur Prof. Engelbrecht die historikus van die Hervormde Kerk, erken:

„De stijl, waarin de Hervormde Kerk was opgetrokken, was dezelfde als die van de kerk in de Kaap Kolonie, waar de wetten weer ten duidelikste hun ontleding toonden aan het Algemeen Reglement van de Nederlandse Hervormde Kerk van 1816, waarmee Koning Willem I aan die Kerk de zo lang gewenste eenheid wilde geven." [143])

„Uit de Samenstelling van de Hervormde Kerk in Transvaal blijkt ook de demokratiese geest van het Volk, demokraties in de beste zin des Woords. In de Grondwet des lands luidde het telkens *'het Volk wil,' en in de kerkelike wetten komt hetzelfde beginsel naar voren. Het is niet door een magt buiten of boven de Kerk door wie zij zou bestuurd worden, maar door de verschillende kerkelyke colleges, die aan de leden der gemeente en aan die alleen hunne bevoegdheid ontleenden.*" [144])

Evenals de Staat een ondeelbare eenheid is, zoo is ook de Kerk een ondeelbare eenheid. Men is in de eerste plaats lid van de kerk, en uit kracht daarvan lid van een biezondere Gemeente.[145]) De verschillende Gemeenten zijn slechts door de afstanden als afzonderlike gemeenten georganiseerd. Die gemeenten vormen samen een ondeelbare eenheid, en staan niet autonoom naast elkaar,[146]) noch zijn zij verbonden door 'een accoord van kerkelijke gemeenschap.' De Hervormde Kerk wil geen organisme zijn waaraan ieder gemeente afzonderlik, wanneer zulks verlangd wordt, zich weer onttrekken kan. Er was bepaald, dat het bestuur der kerk zou uitgeoefend worden:

1. Over de gemeenten door kerkeraden;
2. Door de Commissie der Algemene kerkvergadering;

[143]) Engelbrecht, a.w., bl. 107.

[144]) Kursivering van my.

[145]) Vgl. hiermee die Gereformeerde opvatting van die *plaaslike gemeente* as openbaring van die liggaam van Christus, en die *Kerk as geheel*, saamgestel uit gemeentes.

[146]) Soos dit in die gereformeerde stelsel wel die geval is.

3. Over al de Gemeenten te zamen door de Algemene Kerkvergadering.

Bij de Algemene Kerkvergadering berust de hoogste wetgevende, regtsprekende en besturende magt. Zij zou 'in onmiddellijk verband met den Volksraad' staan." [147])

Die Kerkregtelike posisie van die Hervormde Kerk kan as volg saamgevat word:

1. Die Kerk is 'n organisasie in die Staat met sekere omskrewe vryhede.
2. Die regering van die Kerk word uitgeoefen op die basis van „demokratiese Volksregering."
3. Die Kerk se wette is afhanklik van die sanksie van die Staat; besoldiging van predikante geskied deur die Staat, ens.
4. Die Kerk is Staatskerk en terwille van die voorreg moet hy gewillig wees om in alles ondergeskik te wees aan die gesag van die Staat.

In later jare [148]) vind ons weer 'n kentering na suiwerder gereformeerde opvattings. Veral nadat die 'Staatskerk' verval het,[149]) vertoon die her-organiseerde Hervormde Kerk [150]) 'n veel suiwerder Gereformeerde karakter.

## V. *Kerkinrigting in Transvaal na 1862*

In 1862 was die paar gemeentes in Transvaal, wat nog onder die Kaapse Sinode gebly het, verplig om hulle daaraan te onttrek.[151]) 'n Poging is toe aangewend om die gemeentes te verenig met die Nederduitsch Hervormde Kerk.[152]) Die poging het misluk. Ds. F. Lion Cachet het hierop besluit „de geheele Republiek in lengte en breedte te zullen doortrekken om zuiver gereformeerde gemeenten op te rigten, aangezien hij de eenige zuiver, Ned. Ger. Predikant hier te lande is." [153]) In 'n pamflet [154]) word die redes uiteengesit waarom hy nie met die Ned. Hervormde Kerk kan saamgaan nie nl.:

1. Omdat dit uit hulle wette en bepalinge blyk dat hulle nie ooreenkom met die bepalings van leer en tug soos bepaal op die Sinode van Dordrecht in 1618/19 nie.

---

[147]) Engelbrecht: *Geschiedenis N. H. Kerk,* bl. 107—108.
[148]) Vergelyk die gewysigde kerkwet van die Hervormde Kerk op 23 Mei 1873 deur Volksraad goedgekeur. (Locale Wetten, bl. 484—515.)
[149]) Volksraadsbesluit 26 Mei 1886. — Locale Wetten 1886—1887, bl. 74—75.
[150]) Na die kerkvereniging van 1886.
[151]) As gevolg v. d. meergemelde Loedolff-Saak t.a.p.
[152]) Veertiende Algemene Kerkvergadering v. d. Ned. Herv. Kerk. Sien Gerdener: *Boustowwe,* bl. 271 en volg.
[153]) Gerdener: Ibid., bl. 274.
[154]) Gerdener: Ibid., bl. 326.



2. Omdat hulle in naam en belydenis en in praktyk, groteliks verskil van die gereformeerde Kerk in Holland, die Kaapkolonie, die Vrystaat en Natal.
3. Omdat hulle nie die drie formuliere van enigheid wil onderskrywe nie.[155])
4. Omdat die Hervormde Kerk op die voetspoor volg van die liberale Hervormde Kerk in Holland.

Op die 3e Des. 1866 vind die Eerste Algemene Kerkvergadering van die Ned. Geref. Kerk in die Suid Afrikaanse Republiek in Utrecht plaas.[156]) Hier is die volgende verklaring uitgereik: „dat wij ons verenigen onder een Kerkbestuur als de Nederduitsch Gereformeerde Kerk in de Z.A. Republiek, terwijl wij de N.G. Kerk in de Kaap Kolonie beschouwen als onze moederkerk in Afrika, — dat wij in de leer zullen vasthouden aan den Bijbel, het Woord Gods, en dienvolgens gestreng zullen handhaven de Formulieren van Enigheid der Gereformeerde Kerk als vastgesteld in de Synode van Dordrecht 1618/19, en in de Lithurgie en openbare Godsdienstoefening ons blijven regelen naar de gebruiken der Ned. Ger. Kerk in de Kaap Kolonie." [157])

Daar is ook 'n konsepwet aangeneem waarvan afskrifte gestuur is aan die Kaapse Sinode, O.V.S. en Natal.

Die Ned. Geref. Kerk in die Z.A.R. bly as selfstandige Kerk bestaan totdat dit in 1886 verenig is met die Ned. Hervormde Kerk.

Intussen (1859) het daar nog 'n *derde* kerk ontstaan: *die Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika.*

In 1858 word Ds. D. Postma deur „De Christelijke Afgescheidene Gereformeerde Kerk in Nederland" [158]) afgevaardig met die volgende lasbrief: „Het is het verlangen der Commissie dat genoemde broeder zich naar de Transvaalsche Republiek begeve, ten einde op de plaats zelve onderzoek te doen naar den godsdienstigen toestand van onze stamverwanten en geloofsgenooten aldaar, broederlijke betrekkingen met hen aan te knopen, en in alles te handelen gelijk het hemzelven nuttigst zal voorkomen in het belang van Gods koninkrijk en van onze stamverwanten en geloofsgenooten op Zuid Afrika's Oostkust." [159])

Ny sy aankoms het hy gegaan na Rustenburg waar lank reeds ontevredenheid geheers het oor die sing van gesange in die

---

[155]) In die gewysigde kerkwette van die Hervormde Kerk wat in 1873 aangeneem is, is die drie formuliere van enigheid ingesluit. Sien Locale Wetten a.w., bl. 484.
[156]) Gerdener: *Boustowwe,* bl. 333.
[157]) Ibid.
[158]) Sien paragraaf I, 3a van hierdie hoofstuk *die afskeiding van 1834.*
[159]) Moorrees: *Kerkgeskiedenis,* bl. 838.

Kerk.[160]) Die 10e Febr. 1859 is te Rustenburg in die opelug gestig die „*Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika*." In 'n verklaring wat tevore uitgereik is,[161]) is o.a. gesê: „dat zij van nu af treden uit uwe Kerkelijke gemeenschap en wenschen te bestaan als een vrije Gereformeerde Kerk, overeenkomstig de leer, tucht, en dienst der vaderen, zooals die zich te Dordrecht in de jaren 1618 en 1619 hebben geopenbaard in hunne Nationale Synode, die Kerkorde gewijzigd naar dat onze tegenwoordige omstandigheden het vorderen."

Van 26—30 April 1859 het op Potchefstroom 'n buitengewone Algemene Kerklike vergadering saamgekom, wat deur die Regering opgeroep is met die doel om die kerkskeuring te probeer heel.[162]) O.a. het voor die vergadering gedien die rapport van 'n kommissie wat moes ingaan op die vraag: „Of de kerk door Ds. Postma opgerigt, voldoet aan art. 20, van de grondwet." [163]) Hierin word die volgende aangemerk oor die kerkorde wat Ds. Postma vir sy kerk opgestel het:

1. „Dat niet één art. van de Kerkorde van Ds. Postma letterlijk overeenkomt met de Dortsche Kerkorde;
2. dat slechts 4 of 5 Artt. in de hoofzaak overeenstemmen;
3. dat vele artt. geheel veranderd, gewijzigd of saam getrokken terwijl anderen weer weggelaten of ingevoegd zijn, zoo dat de Kerkorde van Ds. Postma slechts 65 artt. bevat, en de Dortsche Kerkorde 86 artt." [164])

Alhoewel die kerkorde van die Gereformeerde Kerk aan die begin dus nie volkome met die Kerkorde van Dort ooreengekom het nie, is dit spoedig verander. Op hulle Sinode te Reddersburg in 1862 is die volgende besluit: „Die Dortse Kerkorde van 1618/19 is aangeneem as die algemene Kerkorde van die Gereformeerde Gemeentes in S. Afrika om in die Kerkregering daarna te handel sover as dit in die onderskeie provinsies na die omstandigheid van die gemeentes kan toegepas word." [165])

„Deur die Sinode van Steynsburg, 1913, is besluit tot hersiening van die Dortse Kerkorde op die grondslag van die revisie wat deur die gereformeerde Kerke in Nederland op die Sinode van Utrecht 1905 aangeneem is.

Op die Sinode van Reddersburg, 1927 is besluit om die onderstaande artikels en besluite in Afrikaans te vertaal en redaksionele wysiginge aan te bring. Die Sinode van 1930 het besluit om wat in die Kerkorde 'n Nederlandse karakter dra, te wysig met behoud van die beginsels van ons Kerkorde." [166])

Dit is die teenswoordige posisie in die gereformeerde Kerk.

[160]) Moorrees: Ibid., bl. 828. Gerdener, bl. 209—210.
[161]) Gerdener, a.w., bl. 226: Hierdie verklaring was gerig aan die Alg. vergadering van die Ned. Herv. Kerk in sitting te Pretoria op die 12 Jan. 1859.
[162]) Gerdener: *Boustowwe*, bl. 227 en volg.
[163]) Ibid., bl. 228.
[164]) Ibid., bl. 235.
[165]) Uit: *Kerkorde van die Gereformeerde Gemeentes in S. A.* (uitgawe 1931).



### VI. *Die Vereniging van die Ned. Herv. en Ned. Gereformeerde Kerke in 1886:*

Die geskiedenis van die kerkvereniging is welbekend. Met uitsondering van Bronkhorstspruit, het al die gemeentes van die Ned. Hervormde Kerk en die Ned. Geref. Kerk in die Z. Afrikaanse Republiek verenig tot die *Ned. Herv. of Gereformeerde Kerk in de Z. A. Republiek.*[167])

Op die stigtingsvergadering is besluit: „dat de oude wetten der vroegere Ned. Herv. en Ned. Ger. kerken blijven bestaan, totdat die nieuwe wetten bekrachtigd zullen zijn, en houdt zich aan de oude wetten in zaken, die behandeld moeten worden voor de vaststelling der nieuwe wetten." [168])

Die stigtingsvergadering het 'n nuwe wetboek opgestel vir die Verenigde Kerk.[169]) Dit was die basis waarop latere kerkvergaderings gebou het in die vasstelling en hersiening van die Wette en Bepalings vir die regering van die Nederduits Hervormde of Gereformeerde Kerk van Suid-Afrika.[170])

In Mei 1886 is die volgende besluit deur die Volksraad geneem: „Was in vroegere jaren de band van den Staat tot de Nederduitsch Hervormde Kerk een andere, het is de wensch des Volks geweest hierin verandering te brengen en de Volksraad heeft dien wensch moeten eerbiedigen. Staat het derhalve nu niet langer in de magt van den Volksraad aan eene der kerken het voorregt te verleenen om te zijn de kerk van den Staat, onveranderd blijft echter de verplichting van den Staat om alle vroegere aangegane verbintenissen tegenover personen, zooals salarissen te handhaven." [171]) hiermee was die bande wat die Hervormde Kerk vroeër aan die Staat gebind het deurgesny.[172])

Die gedeelte van die Hervormde Kerk wat nie met die Vereniging wou saamgaan nie, en weer georganiseer is as die Ned. Hervormde Kerk, was nou nie meer Staatskerk soos vroeër nie.

[166]) Inleidende paragraaf voor „*Kerkorde van die Ger. Gemeentes in S. A.*" (uitgawe 1931).
[167]) Gerdener: *Boustowwe*, bl. 423.
[168]) Ibid., bl. 426—427.
[169]) Gerdener: *Boustowwe*, bl. 427
[170]) Wetboek, uitgawe 1940.
[171]) Volksraadsbesluit 26 Mei 1886, Locale Wetten (1886—1887), bl. 74—75.
[172]) In 1874 is die betaling van salarisse reeds afgeskaf (Locale Wetten, bl. 594—595).

### § 4. DIE FEDERASIE VAN N. G. KERKE IN SUID-AFRIKA.

Sedert die tyd dat die N. Gereformeerde Kerk in die O.V.S., Natal en Transvaal selfstandig georganiseer moes word na 1862, is die behoefte gevoel vir nouer samewerking.[173])

Na die verwoesting van die Drie-jarige oorlog het die gedagte van nouer vereniging weer sterk opgelewe.[174]) Op die 9e en 10e Aug. 1903 het op Colesberg vergader kommissies van die Ned. Ger. Kerke in die vier Provinsies [175]) met die doel om kerkvereniging te bespreek. Hulle kom tot die oortuiging dat 'n organiese vereniging nog nie dadelik moontlik is nie, maar besluit tot 'n *federale vereniging* „waaronder het afzonderlijk bestaan en de afzonderlijke ontwikkeling der genoemde kerken gewaarborgd zullen zijn." [176])

Die „concept Voorstel" [177]) wat deur die vier kerke afsonderlik op hulle Sinodes aangeneem moes word was as volg:

„De vier kerken, hierboven genoemd, besluiten tot eene Federale Vereniging, onder de volgende bepalingen:

1. Dat elkeen der kerken hare samenstelling met hare wetgevende, rechtsprekende en administreerende macht zal blijven behouden.
2. Dat de algemeene belangen dezer kerken behartigd zullen worden door een algemeene vergadering, die den naam van 'De Raad der Nederduitsch Gereformeerde Kerken in Zuid Afrika' dragen zal.
3. Dat deze Raad samengesteld zal zijn uit 30 afgevaardigden, waarvan 14 door de Kerk in de Kaap Kolonie, 7 door de Kerk in de Oranje Rivier Kolonie, 7 door de Kerk in de Transvaal en 2 door de Kerk in Natal zullen worden afgevaardigd. Deze afgevaardigden zullen door de respectieve Synoden op elk harer gewone vergaderingen gekozen worden.
4. Dat deze Raad in behandeling nemen zal wat door een of meer der respectieve Synoden en Synodale Commissiën aan hem zal worden opgedragen, of wat een of meer zijner leden ter sprake brengen mocht."
5. Handel oor die tyd en plek van vergaderings.
6. „Dat de besluiten van dezen Raad alleen bindend zullen zijn voor ieder der respectieven kerken na door de Synode dier kerk goedgekeurd te zullen zijn."
7. Handel oor die uitgawes: Elke kerk is verantwoordelik vir sy eie.

Hierdie konsep wat deur al die verskillende Sinodes aangeneem en [178]) in hulle wetboeke opgeneem is, behoef geen verdere kommentaar. Die regte van die Raad word duidelik omskrywe: alleen adviserend. Dit is geen hoër of meer gesaghebbende vergadering as die van die afsonderlike Sinodes nie. Dit sou wel binne die bevoegdheid van die Sinodes wees om meerdere mag aan die Federale Raad toe te ken, maar dan kan dit alleen geskied indien al vier die Sinodale vergaderinge 'n dergelike besluit neem.

Die eerste vergadering van die Federale Raad is gehou op Pretoria op die 13e Maart 1907. Hier is die saak van die organiese vereniging van die Kerke verwys na 'n Kommissie. Hierdie kommissie het op die 2e vergadering van die Raad in Maart 1909 op Stellenbosch gehou 'n rapport voorgelê waarin die basis van vereniging uiteengesit is, wat vir goedkeuring aan die verskillende Sinodes voorgelê moes word. Dit is deur die Sinodes voorlopig goedgekeur en vereniging sou tot stand kom nadat aan die volgende vereistes voldoen is:

1. die parlement sou gevra word om 'n konsoliderende Verenigingswet in te voer waardeur die posisie van die verenigde Kerk by wet erken word.
2. Nadat die wet aangeneem is sou die Kerkrade oor die saak van vereniging besluit.
3. Indien drie-vierdes van al die Kerkrade ten gunste van die voorgestelde vereniging stem, moes die vier Sinodes elkeen met 'n drie-vierde meerderheid die genome besluite bekragtig en dan sou die vereniging 'n voldonge feit wees. Aan die goewerneur-generaal sal kennis gegee word van die vereniging en hy sal dan die reeds aangenome Verenigingsakte as wet afkondig in die Staatskoerant.[179])

So'n wetsontwerp is ook werklik aangeneem [180]) maar ongelukkig kon die gewenste drie vierde meerderheid van Kerkrade nie verkry word nie. Aangesien die Wet nie in werking getree het nie, sal ons dit hier nie verder bespreek nie.

Die verband tussen die Ned. Gereformeerde Kerke is tans nog federaal, soos dit in 1907 tot stand gekom het.

Wat die Gereformeerde Kerkinrigting in Suid-Afrika betref het ons tans die volgende posisie: In elkeen van die vier provinsies

---

173) B. v. Kaapse Sinode XI, 17e sessie, p. 26.
174) Op die Sinodale Vergaderinge van al vier provinsies is die gedagte aan kerklike vereniging in een of ander vorm uitgespreek b.v. op Natalse Sinode, Kerkbode, XX, bl. 243; Vrystaat, ibid., bl. 244; Transvaal, ibid., bl. 284 en Kaap, ibid., bl. 521.
175) Kerkbode XXII, bl. 387.
176) Ibid., bl. 388.
177) Ibid., bl. 388.

178) Kerkbode XXIV, bl. 147.
179) C.f. Kerkbode, Nuwe Reeks, Deel II, Byvoegsel 28 Dec. 1911.
180) Wet 23 van 1911.

is 'n Ned. Geref. Kerk (in Transvaal Ned. Herv. of Geref. geheet) wat in 'n federale verband met mekaar staan. In leer, belydenis en kerkinrigting kom hulle feitelik in alle opsigte ooreen. Elkeen het sy eie wetboek, maar uit voorgaande sal dit duidelik wees dat die wetboeke wesenlik dieselfde is.

In Transvaal baie, en in 'n mindere mate in die ander Provinsies, vind ons gemeentes van die „enkel" Gereformeerde Kerk met die Kerkorde van Dort as basis van Kerkinrigting, en die Ned. Hervormde Kerk met 'n Kerkinrigting wat baie dig by die van die Ned. Ger. Kerke staan.

Waar ons in die volgende hoofstukke die regsposisie van Kerkraad, Ring en Sinode van ons gereformeerde Kerke in Suid-Afrika gaan bespreek, moet ons ons noodgedwonge beperk tot die gefedereerde Ned. Gereformeerde Kerke. Maar omdat die kerkinrigting van die ander twee kerke (enk. Gereformeerde en Hervormde) nou verwant is met die van die Gefed. N.G. Kerk geld die te bespreke beginsels tot 'n groot mate ook vir hulle.

As uitgangspunt het ons gekies die Wette en bepalings van die Ned. Ger. Kerk in Suid-Afrika (Kaap) uitgawe 1946; (Wette en bepalinge vir die regering van die Nederduitse Hervormde of Gereformeerde Kerk van Suid-Afrika (uitgawe 1948); Wette en Verordeninge vir die bestuur van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in die Oranje-Vrystaat (uitgawe 1948); Wette en Bepalinge vir die regering van die Nederduitse Gereformeerde Kerk van Natal (uitgawe 1945 soos gewysig tot en met 1948).

Waar net die bepalings van een Kerk bespreek word verwys dit deurgaans na die Kaapse Kerk.

HOOFSTUK III

# DIE KERKRAAD

„Die bestuur van die Kerk word uitgeoefen deur Kerkrade, Ringe en Sinode." [1])

In die volgende hoofstukke bespreek ons die samestelling en werksaamhede van hierdie drie regerende liggame, hulle onderlinge verhouding tot mekaar en hulle afsonderlike sowel as gesamentlike bevoegdhede.

Die eerste liggaam waaraan ons ons aandag skenk, is die Kerkraad.

## § 1. OMSKRYWING, KARAKTER, SAMESTELLING.

„Elke gemeente het 'n kerkraad, wat hom verteenwoordig en bestuur." [2])

Dit is 'n noodsaaklike vereiste vir elke gemeente. Bouwman [3]) motiveer dit as volg:

„Dit beginsel rust op de navolgende gronden: 1. dat Christus zelf een regeering in zijne kerk heeft ingesteld; 2. dat de kerk zich plaatselijk openbaart, en dat elke plaatselijke kerk is een zelfstandige complete kerk; en 3. dat de regeering der Kerk niet behoort te zijn bij een persoon, maar bij een raad van personen." [4])

Op grond van die feit dat die regering van die kerk deur Christus self ingestel is en in Sy Naam uitgeoefen word, mag die kerkraad nie as 'n gewone bestuur van 'n vereniging beskou word nie. „De opzieners zijn niet mandatarissen van de gemeente, maar zij zijn dragers van een geestelijk, door Christus verordend ambt, en ontvangen, al worden zij ook middellijk door de gemeente geroepen, van Christus hun opdracht en volmacht.... De bron van de macht en het gezag der dragers van het ambt is niet de gemeente, maar Christus het hoofd en de Koning zijner kerk, aan wie zij verantwoordelijk zijn."

Voetius leer ook dat die kerk op goddelike instelling berus.[5])

Hierdie kerklike mag is gegee aan die plaaslike kerk. In die vorige afdeling het ons reeds aangetoon dat die Gereformeerde kerkreg uitgaan van die plaaslike kerk (ecclesia localis) as die

---

[1]) K. Art. 5.
[2]) K. Art. 13; T. art. 7; O. art. 88; N. art. 19.
[3]) A.w., bl. 99—104; Ned. Geloofsbelydenis, art. XXX.
[4]) C.f. ook Calvyn: *Institutie IV*, 3, 4.
[5]) P. E. 1, 117, Ecclesiastica potestas ets jus Sacrum ministeriale a christo

oorspronklike en deur Christus gewilde openbaringsvorm van Sy liggaam op aarde. Bouwman [6]) verklaar in hierdie verband: „Allereerst kunnen wij opmerken, dat het N. Testament met het woord ecclesia (kerk) doorgaans bedoelt de plaatselijke kerk. Gods Woord sluit zich aan bij de orde in het natuurlijke leven. Gelijk God de Heere de plaats van ieders woning heeft bepaald, en onder zijn voorzienig bestuur de bepaalde plaats in taal en denkwêreld, in sociale en geestelijke behoeften, met elkander overeenkomst vertoonen, zoo heeft het Gode behaagd ook plaatselijk de geloovigen te vereenigen tot de bediening van Woord en Sacrament."

Die Gereformeerde kerkreg het 'n besliste afkeur van enige vorm van despotisme of hiërarchie. Geen persoon mag vir homself die reg aanmatig om die kerk te regeer in die naam van Christus nie. Vir 'n pous is daar in die Gereformeerde Kerke geen plek nie; die kerk moet geregeer word deur 'n *raad*.[7])

a. Die Samestelling van die Kerkraad:

„Die Kerkraad bestaan uit minstens een predikant, twee ouderlinge en vier diakens. In gemeentes, egter, waar daar twee of meer diensdoende predikante lede van die Kerkraad is, bestaan hy uit minstens tweemaal soveel ouderlinge as predikante.

Dit staan egter die Kerkraad vry om na goedvinde sy getal lede uit te brei deur die toevoeging van ouderlinge of diakens, of albei." [8])

Die personeel van die kerkraad is die ampsdraers van die gemeente: *predikante, ouderlinge en diakens.* Christus oefen sy Koninklike mag oor die kerk uit deur middel van die ampsdraers. Die kerklike mag berus by die hele kerk maar die uitoefening kom toe aan die amp. Voetius verklaar dat die mag by die corpus ecclesiasticium berus as principium quod, maar uitgeoefen word deur die ampsdraers as die principium quo.[9])

Die gesag van Christus werk dus instrumenteel op aarde deur

capite Ecclesiae concessuum, & ordinario modo applicatum, externè se & Sua gubernandè ad mutuam aedificationem & Salutem. (Die kerklike mag is 'n heilige dienende reg, deur Christus die Hoof aan sy Kerk verleen en op die gewone wyse toegepas om sigself en sy eie sake uitwendig te bestuur tot onderlinge stigting en heil.)

[6]) A.w., bl. 100.

[7]) C.f. Calvyn, Inst. IV, 6, 9, 10.

[8]) K. Art. 14 (T. art. 17, minstens *vyf* lede.
N. „ 20, minstens *vyf* lede.
O. „ 88, maak voorsiening vir 'n minimum van *sewe* lede.)

[9]) P. E. I, 119 Voetius verduidelik dit met die beeld van 'n mens se gesigsvermoë. Die vermoë behoort aan die liggaam in sy geheel, maar word uitgeoefen deur die bepaalde orgaan n.l. die *oog*. (Sien M. Bouwman: *Voetius over het gezag der Synoden*), bl. 63. Sien ook H. Bouwman, I, 331, en Rutgers: *De beteekenis der gemeenteleden als zoodanig*, bl. 22.



die gebruik van menslike ampsdraers. Dit werk nie net deur delegasie nie, maar soos Kuyper verklaar,[10]) deurdat Christus geestelik teenwoordig is in Sy instrumente. Dit is hierdie geestelike kwaliteit wat die amp uitmaak „het gewone instrumenteel gebruik van personen in het vaste gewone kerkambt." En verder „het ambt toch heeft de sleutelmacht. Er is geen ambt zonder institutie van den Koning en oplegging van zijn koninklijk gezag. Zonder dit gezag moge er een betrekking, een menschelijke werkzaamheid, een aanstelling zijn, maar ontbreekt het ambt. Het ambt is orgaan van of hulpe voor de Souvereine macht."

Die Gereformeerde voorstelling kom hierop neer: „Alle mag in die Kerk berus by die Hoof: Christus. Hy dra dit oor op Sy gemeente op aarde en die gemeente oefen die regeermag uit, nie as 'n geheel nie; maar deur middel van die vaste organe wat daar gestel is vir hierdie doel. So stel H. Bouwman dit ook voor: „De macht in de gemeente berust uitsluitend bij Christus en vloeit uit Christus in de gemeente af. Maar evenals een lichaam functioneert door de organen, zoo ook kan het lichaam van Christus eerst dan recht werken, wanneer het de organen bezit, die zich naar de instelling van Christus openbaren.[11])

As die lede van die Kerkraad is van die vroegste tye onder Gereformeerdes algemeen beskou die dienaars van die Woord (predikante) en opsieners (ouderlinge). Diakens is nie algemeen tot lede van die kerkraad gereken nie; maar dit word deur sommige van die oudste kerkordes gedoen, b.v. die Franse Kerkenorde van 1559, art. 20 [12]) en in navolging daarvan art. 6 van die Acta der Emdensche Sinode van 1571 wat bepaal [13]): „In een yegelijcke Kercke salmen t' samen-coomsten ofte Consistorien der Dienaren des Woorts, Ouderlinghen ende Diaconen hebben. . . ."

Die Sinode van Dordrecht 1574 art. 4 [14]) het aan diakens in die Kerkraad sitting verleen alleen in die geval van klein kerkies waar daar min ouderlinge is. In die meeste gereformeerde Kerke het die diakens saam met die ouderlinge sitting gehad.[15])

Die Sinode van Middelburg 1581 art. 28 [16]) het egter finaal vasgestel dat kerkrade sal bestaan uit predikante en ouderlinge. En hierdie bepaling is deur die latere Sinodes oorgeneem.[17])

[10]) A. Kuyper: *Tractaat*, bl. 15—18.

[11]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 331.

[12]) A.w., II, bl. 113.

[13]) Biesterveld en Kuyper, *Kerkelijk Handboekje*, bl. 36.

[14]) Biesterveld en Kuyper, a.w., bl. 63

[15]) Sien H. Bouwman, a.w., II, bl. 113, 114.

[16]) Biesterveld en Kuyper, a.w., bl. 149.

[17]) Synodes v. Dordrecht 1618—1619, art. 37 (Biesterveld & Kuyper, a.w., bl. 235).

In die gevalle waar diakens sitting geneem het is hulle beskou as hulp-ouderlinge; en hulle het dan sitting „niet uit kracht van hun diaconale ambt. . . . maar uit kracht van de kerkelijke regeling, waarbij een der voornaamste motieven is, dat de heerschappij van zeer weinigen in de kerk zooveel mogelijk geweerd worde." [18]) Waar hulle op die wyse sitting verkry op die Kerkraad is dit met volle keurstem in alle sake wat behandel word. 'n Diaken kan selfs deur die kerkraad afgevaardig word na die Klassis (Ring) indien daar nie 'n beskikbare ouderling is nie.[19]) Die standpunt van die Gereformeerdes in Nederland is egter dat 'n diaken nie sitting *behoort* te hê nie as die kerkraad uit 'n genoegsame aantal ouderlinge bestaan.[20]) By ons in Suid-Afrika was dit nog altyd die gebruik om diakens as volle lede van die Kerkraad te erken afgesien van die grootte van die raad.[21])

Behalwe die predikant, wat 'n voltydse amptenaar is, ontvang kerkraadslede oor die algemeen geen vergoeding vir hulle dienste nie. Art. 38 (g) bepaal dat 'n Kassier-diaken beloon mag word vir „buitengewone dienswerk." Reglement 13, 3 bepaal: „'n honorarium, na gelang van die besighede en die staat van die kerkkas, word deur die Kerkraad bepaal en toegeken aan die Scriba van die kerkraadsvergadering, mits hy geen lid daarvan is nie."

Dergelike bepalings ontbreek in die geval van die Susterkerke in Transvaal, Natal en O.V.S. Dit skyn dus asof alleen die Kaapse kerk die beginsel neergelê het dat persone (behalwe predikante) wat 'n salaris van die Kerk trek nie lede van die Kerkraad mag wees nie.[22])

### b. Die Verhouding van die Kerkraad tot die gemeente

Art. 13 omskrywe die verhouding van kerkraad tot die gemeente as volg: „Elke gemeente het 'n kerkraad wat hom *verteenwoordig en bestuur.*" Dr. Eybers stel dit as volg: „Die kerkraad verteenwoordig dus die gemeente sowel in alle kerkvergaderings as in regte by die burgerlike owerheid. Ook regeer die kerkraad die gemeente, en wel nie na eie inherente reg of deur

[18]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 115.
[19]) Ibid.
[20]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 116; Rutgers: *Kerkelijke Adviezen*, I, bl. 282.
[21]) C.f. ook Wet van die Nederduits Hervormde Kerk van Afrika (1937) art. 53: „Die Kerkraad van 'n gemeente bestaan uit sy predikant(e), sy ouderlinge en sy diakens". Art. 37 v. d. Gereformeerde Gemeentes in Suid-Afrika (1931) sluit nie diakens as lede van die Kerkraad in nie. C.f. Eybers, *Kerkinrigting*, bl. 167.
[22]) C.f. ook H. Pienaar: Vrae en Antwoorde, Kerkbode, nuwe reeks, deel XXXV, bl. 22.



reg van elders (kerklik of burgerlik) ontvang nie, maar na Goddelike reg, as dienare van Christus en in gehoorsaamheid aan Gods Woord." [23])

In dieselfde verband verklaar Lohman-Rutgers: [24]) „In dat verband wordt de kerkeraad een college dat, samengesteld uit de opzieners. . . ., de gemeente vertegenwoordigt. Dat College oefent geestelijk gezag uit over de gemeenteleden, en zorgt voor de zuiverheid der leer. Hoewel de opzieners als ambtsdragers gekozen worden door menschen, is naar Gereformeerde belijdenis hun ambt zelf evenzeer van goddelijke inzetting, als, naar Roomsch geloof, het pauselyk ambt dit is. Dit ambt is dus van nature geheel verschillend van het bestuur eener vereeniging, dat niets anders vertegenwoordigt, dan den wil der leden. Het brengt o.a. mee, dat de ambtsdrager verplicht kan zijn zich te plaatsen tegenover al de leden der gemeente."

Die Kerkraad is 'n vaste kollege met permanente regeermag oor die gemeente, en die enigste liggaam wat in naam van die gemeente kan optree in alle sake van leer en regering.

Die kerkraad ontvang sy regeermag nie van die gemeente nie; maar van Christus. Die regeermag is nie 'n heersende mag wat willekeurig uitgeoefen mag word nie, maar 'n bediende amp in die Naam van Christus. „Om die reden komt dan de kerkelijke ambtsdragers niet toe heerschappij over anderen, maar hebben zij een bedienende macht. Er is geen enkele idee, die de leer van de kerk en hare regeering zoo zeer beheerscht als die van het Koningschap van Christus." [25])

Alhoewel die kerkraad nie op dieselfde wyse verantwoording teenoor die gemeente verskuldig is as wat die bestuur van 'n vereniging dit is nie, mag die kerkraad nogtans nie willekeurig te werk gaan nie. Kleyn [26]) wys daarop: „Zij mogen niet alles aan de gemeente opleggen, wat zij goedvinden, maar alleen datgene waartoe zij zijn aangesteld, indien hunne besluiten ook met betrekking tot dat, wat zij mogen regelen, in strijd zijn met Gods Woord of met de aangenomen Kerkenordening, zijn deze besluiten krachteloos en niet bindend, althans in geestelijken zin en voor de Conscientie der gemeenteleden, al kunnen deze ook menigmaal niet in hunne rechten gehandhaafd worden, en al worden zij dus kerkelijk bij verzet van hunne rechten en vrijheden beroofd."

Die Transvaalse kerkwet [27]) stel die grense van die Kerkraad

[23]) Eybers, Dr. J. H., *De Kerkinrigting van die N. G. Kerke in S. A.* (1934), bl. 159—160.
[24]) *„De Rechtsbevoegdheid onzer plaatselyke kerken"*, bl. 177—178.
[25]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 334; c.f. ook bl. 346, 348.
[26]) Kleyn, Dr. H. G., *„Algemene Kerk en Plaatselyke Gemeente"*, bl. 22.
[27]) Art. 16.

se bevoegdheid duidelik vas: „Die kerkraad verteenwoordig en regeer die gemeente as dienare van Christus ooreenkomstig Gods Woord en hou hom aan die gemaakte wette en bepalings van die Kerk."

Rutgers [28]) stel dit as volg: „Wat bij de regeling van het kerkelijk leven, en bij de behandeling van vragen die zich daarin voordoen, altijd op den voorgrond moet staan en den doorslag moet geven, dat is, niet wat aan de leden der gemeente al dan niet, aangenaam is, of wat zij zelven zouden willen of niet willen, maar wat door Gods Woord wordt gevorderd of wat bij wettige gevolgtrekking daaruit is af te leiden. Op dit kerkelijk gebied geldt ten volle zonder eenige beperking of voorbehoud: Waar het Woord des Konings is, daar is heerschappij." Hierdie feit moet deur die gemeente erken en geëerbiedig word: „Dat hebben de gemeenteleden dan ook met betrekking tot de Kerkedienaren te erkennen, en dus onderwerping en volgzaamheid te betoonen, niet aan hen persoonlijk, maar aan het Woord, dat in Naam des Heeren door hen bediend wordt." [29])

Prakties en kerkregtelik berus die seggingskap, ook in geval van botsing tussen kerkraad en gemeente, by die kerkraad, — maar altyd ondergeskik aan Gods Woord.[30])

*Status van die gemeentevergadering:* Bouwman verklaar: „Een gemeentevergadering kan alleen door den kerkeraad als het bestuur der gemeente worden samengeroepen. Het ligt voor de hand, dat op deze vergadering de Kerkeraad zijn kwaliteit of zijn karakter niet verliest. De gemeentevergadering mag niet op eigen initiatief vergaderen, en daartoe een eigen bestuur kiezen. Dat zou een revolutionaire handeling zijn. . . . Een gemeentevergadering is een vergadering van den kerkeraad met de gemeenteleden waarin de kerkeraad de leiding heeft, en bepaalde zaken met de gemeente bespreekt, en waarna de kerkeraad rekening houdend met het oordeel der gemeente, zelfstandig eene beslissing neemt." [31])

'n Gemeentevergadering kan dus alleen deur die kerkraad belê en gelei word, met die oog op raadpleging van, of die verstrekking van inligting aan die gemeente.

Die besluit of besluite van 'n gemeentevergadering het geen regskrag nie, maar moet beskou word as adviserend vir die kerkraad. So'n besluit verkry regskrag as die kerkraad dit op 'n wettige vergadering bekragtig.

Die kerkraad is nie verplig om die gemeentevergadering se

[28]) Rutgers, *De Beteekenis der Gemeenteleden* . . . ., bl. 15.
[29]) Ibid., bl. 22.
[30]) Ibid., bl. 25—26.
[31]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 122.



advies te volg nie; daar mag omstandighede wees waarin die kerkraad anders mag oordeel en besluit as wat die gemeentevergadering aanbeveel het.[32])

'n Verdere vraag wat hieruit ontstaan is: in hoeverre is die kerkraad verplig om inligting aan gemeentelede of andere te verstrek van sake wat op die kerkraadsvergadering behandel is? Bouwman gee die volgende antwoord: „Eene verplichting bestaat in dezen niet. Er kunnen zelfs gevallen voorkomen, waarin een Kerkeraad om onderscheidene redenen verplicht is dergelijke inlichtingen te weigeren, maar er kunnen zich ook gevallen voordoen, waarin er geen bezwaar is, ruimschoots inlichtingen te geven." [33]) Hierdie voorstelling is volkome juis. 'n Kerkraadsvergadering is 'n bevoorregte geleentheid en is geslote tensy uitdruklik anders besluit of bepaal is. Kerkraadsnotules is om die rede ook privaat dokumente en alleen lede van die kerkraad besit die reg om insage daarvan te neem. Die Kaapse Sinode [34]) het die beginsel neergelê dat iemand buite die raad wat persoonlike belang het by die saak 'n uittreksel uit die bepaalde notule mag vra.[35])

### c. Die formasie of instelling van die Kerkraad.

Die regeeramp van 'n gemeente word uitgeoefen deur die orgaan wat vir die doel daar gestel is. Daarom moet daar in elke nuwe gemeente onmiddellik 'n kerkraad gekies word.

Art. 15 bepaal: „In nuutgestigte gemeentes word die eerste ouderlinge en diakens deur die Ring of Ringskommissie benoem, soveel moontlik uit lede van die gemeentes wat reeds as sodanig gedien het. En hulle word, ná die afkondiging soos deur die wet bepaal, deur die konsulent bevestig." Met ander woorde:

1. Die Ring of Ringskommissie *benoem* die eerste kerkraad.
2. Hierdie kerkraad word deur die konsulent bevestig nadat die name vir drie agtereenvolgende Sondae afgekondig is.[36])

Die Natalse kerkwet [37]) het 'n derglike bepaling. Die bepalinge

[32]) C.f. Pienaar in Kerkbode LII, bl. 559; Pienaar, *Die Inrigting v. d. N. G. Kerk in S. A.*, Kaapstad, 1941, bl. 65—66; Eybers, *Kerkinrigting*, bl. 88; Rutgers, *Kerkelijke Adviezen*, I, bl. 275.
[33]) H. Bouwman, II, p. 123.
[34]) Acta, V, p. 151 en X, p. 154—155.
[35]) C.f. Ned. Herv. Gem. Rustenburg vs. N. H. of G. Gemeente Rustenburg O. R. II, bl. 26, waar beslis is „Volgens het R. H. Recht kan de eischer vorderen dat de rechter aan den verweerder gelasste om hem copie en inzage te verleenen van documenten onder berusting van verweerder, doch voor de eischer noodzakelijk ter staving zijner vordering".
[36]) Art. 29.
[37]) Art. 79(g).

van Transvaal [38]) en O.V.S. [39]) toon 'n aanmerklike verskil.

Die Transvaalse wet bepaal: „Die kiesing van die eerste kerkraadslede geskied deur 'n vergadering van die lidmate wat vier weke voor die tyd in die Offisiële Organ van die Kerk opgeroep word deur die Ringskommissie en onder hulle toesig gehou word. Hierdie vergadering kan gelyktydig met die stigtingsvergadering gehou word."

In die O.V.S. vind die volgende plaas: „Na afloop van die vergadering waarop die gemeente gestig is, kom die persone wat in die betrokke gemeentes lede van die gekombineerde Kerkraad is en die waarborglys van die nuwe gemeente geteken het, bymekaar onder voorsitterskap van die Voorsitter van die Ringskommissie." Hierdie vergadering kies die kerkraadslede op die wyse soos bepaal deur die Reglement van Orde.

Hier is drie verskillende metodes: In die geval van Kaap en Natal stel die Ring of Ringskommissie die eerste kerkraad aan; in die O.V.S. word die kerkraad gekies deur 'n kieskollege en in Transvaal deur die gemeentevergadering.

Die metode van die Kaapse kerk is in stryd met die algemene gereformeerde beginsel. Bouwman verklaar duidelik dat die instelling van die eerste kerkraad geskied onder leiding van genabuurde kerke of van die Klassis (Ring). Die Klassis besit nie die „radicaal" om 'n kerkraad aan te stel of te formeer nie, maar moet wel helpend optree, en „naar den regel van het kerkverband toezien dat de instelling der ambten geschied naar de kerkelijke orde." [40]) 'n Kerkraad mag selfs in buitengewone gevalle deur die gemeente alleen sonder die leiding van die Klassis ingestel word. Voetius [41]) ken hierdie reg toe aan 'n gemeente in geval van nood en in eensame oorde waar daar geen genabuurde Kerk of Classis is nie.

Dit is 'n primêre onvervreembare reg van die gemeente om sy eie ampsdarers te kies „niet het ambt brengt het ambt voort, maar de gemeente als georganiseerde vergadering der geloovigen. De gemeente heeft niet het recht, zelve het ambt te schenken of met het ambt te bekleeden, maar alleen om personen voor het ambt aan te wijzen." [42])

Van die drie metodes hierbo genoem is dié van die Transvaalse Kerk die suiwerste: die gemeentevergadering wys aan en die aldus verkosenes word amptelik bevestig deur die konsulent

[38]) T. art. 117, 118.
[39]) O. art. 76.
[40]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 105.
[41]) Voetius, P. E. I, 42. Sien M. Bouwman, *Voetius over het gezag der Synode*, bl. 281.
[42]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 528. C.f. Eybers, *Kerkinrigting*, bl. 162—166.



namens die Ring. Die metode om die kerkraadslede te laat kies deur 'n gekombineerde kerkraad is ook heeltemal goed. Die gedagte van 'n gekombineerde kerkraad is juis bereken daarop om die kieskollege só verteenwoordigend van die gemeente te maak as moontlik.

In aldrie gevalle werk die gemeente mee deurdat die gemeente die verkiesing moet goedkeur voordat tot die bevestiging oorgegaan kan word. In die Kaap, O.V.S. en Natal [43]) word die name op drie agtereenvolgende Sondae afgekondig; in Transvaal [44]) kan die voorstelling geskied sonder afkondiging mits daar geen besware teen enigeen van die verkosenes ingebring word op die vergadering nie. Hierdie bepaling berus op die veronderstelling dat dit 'n *gemeentevergadering* is wat kies; 'n vergadering waarop elke lid van die gemeente die reg het om teenwoordig te wees en om besware in te dien teen enige lid wat gekies word. Van die vergadering is reeds vier weke tevore kennis gegee sodat elkeen geag kan word om kennis te dra van die byeenkoms en van die sake wat daar afgehandel sal word.

By die verkiesing van kerkraadslede moet vasgehou word, soos Bouwman so mooi verklaar, „aan het schoone beginsel, dat bij de verkiezing zoowel het recht der gemeente als van het ambt moet worden gehandhaafd" [45]) So'n resultaat kan op drie maniere bereik word:

i. Die gekombineerde Kerkraad (in 'n gevestigde gemeente) kies nuwe lede en die gemeente heg sy goedkeuring deur stilswyend te berus in die afkondiging op drie agtereenvolgende Sondae;

ii. die gewone Kerkraad dra 'n dubbeltal aan die gemeente voor waaruit die gemeente die vereiste getal kies; [46]) of

iii. die gemeente kies vry en die kerkraad bekragtig en bevestig in die amp, of in die geval van nuwe gemeentes, bevestig die konsulent namens die ring.[47])

## d. Vakatures en die aanvulling daarvan.

### I. *Vakatures ontstaan:*

1. In nuwe gemeentes deur die aftrede aan die end van een jaar van die helfte van die kerkraadslede. Dit word deur die lot

[43]) Kaap art. 29; O. 76 (5); N. 33 (a).
[44]) Art. 119.
[45]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 528.
[46]) Hierdie metode word in die (enkel) Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika gevolg; c.f. Kerkorde van Dort art. 22.
[47]) C.f. H. Bouwman, a.w., I, bl. 528 v.v.

beslis watter kerkraadslede op dié wyse aan die einde van die eerste jaar moet aftree.[48])

2. Deurdat die tweejarige dienstyd verstryk het.

Art. 31 bepaal: „Die dienstyd van elke ouderling en diaken is bepaal op twee agtereenvolgende jare, waarna hy aftree, tensy hy herkies word. Maar as hy vier jaar agtereen gedien het, is hy nie herkiesbaar voordat hy minstens een jaar buite diens gewees het nie. Die Sinodale Kommissie, egter, het die reg, met die oog op klein gemeentes om van hierdie bepaling dispensasie te gee. 'n Diaken kan nietemin terstond tot ouderling gekies word as hy die vereiste ouderdom bereik het, dog hy het die reg om te eis om een jaar van diens verskoon te bly. Diakens wie se dienstyd nog nie verstryk is nie, is nie verkiesbaar tot ouderling nie." [49])

Die bepalings vir die ander drie kerke kom feitelik op dieselfde neer behalwe (i) dat in die O.V.S. geen voorsiening gemaak word vir die herkiesing van 'n lid na vier jaar diens nie; [50]) (ii) dat in die Transvaal dit in die hande van die Kerkraad gelaat word om te oordeel of daar grondige redes bestaan om 'n lid na vier jaar diens weer te kies, en dat die kiesing van 'n diaken tot ouderling tydens sy dienstyd nie verbied is nie.

3. Vakatures ontstaan verder deur ontslag, afsetting, dood of verhuising van kerkraadslede.[51])

Daar moet op gelet word dat 'n kerkraadslid se verantwoordelikheid nie opgehef is voordat hy sy ontslag van die kerkraad ontvang het nie. 'n Blote bedanking is nie 'n wettige verbreking van die band tussen die lid en die kerkraad voordat die kerkraad die bedanking aanvaar het nie. As 'n kerkraadslid, om watter rede ook, sy bedanking indien, geld dit eers van die oomblik af dat die bedanking deur die kerkraad aanvaar is en die lid sy ontslag kry.

Om voorsiening te maak in gevalle waar persone uit die gemeente verhuis sonder kennisgewing het die Natalse kerk [52]) die nuttige bepaling gehad: „Wanneer 'n kerkraadslid uit die gemeente verhuis, en nie terstond daarvan kennis gee en sy ontslag vra nie, hou hy, een maand na sy verhuising, op om lid van hierdie kerkraad te wees. Dit is egter nie van toepassing op

---

[48]) K. art. 32; T. art. 118 (4); O. art. 76 (4); N. art. 29.

[49]) T. art. 23; O. art. 73; N. art. 28.

[50]) Op die Sinode van 1940 is aan art. 74 toegevoeg „Nadat 'n kerkraadslid vier jaar agtereen gedien het, moet hy een jaar rus voordat hy weer gekies word."

[51]) K. art. 34; O. art. 74, 75; N. art. 36.

[52]) N. art. 67 (Wetboek 1940). Hierdie bepaling is weggelaat in jongste uitgawe.



kerkraadslede wat net vir 'n paar maande uit die gemeente afwesig is nie."

In die gevalle waar 'n kerkraadslid by die verstryking van sy dienstyd moet aftree, word sy ontslag geag 'n aanvang te neem op die oomblik dat sy plaasvervanger in die diens bevestig is.[53]) Maar veronderstel dat tien lede moet aftree en dat tien nuwe lede in hulle plek gekies is maar net agt voorgestel is aangesien twee die benoeming nie aanvaar het nie. Het al die aftredende lede hulle ontslag ontvang op die datum van die bevestiging van die *agt* nuwe lede of moet die orige *twee* nog in diens bly totdat hulle plekke ook aangevul is?

Ds. Pienaar beweer: „die bedoeling.... (is) tog seker baie duidelik dit, dat als die bevestiging van die gekose kerkraadslede op 'n seker deur die kerkraad vasgestelde datum plaasgevind het, dat dan die dienstyd van die aftredende lede beëindig is. Moet een of ander broeder later bevestig word dan is hierdie bevestiging 'n buitengewone en daar is — dit was nog altyd die usansie — 'n vakature tussen die twee bevestigings." [54])

Hiermee kan ons nie saamstem nie. Die bedoeling van die wet is tog seker nie dat al die aftredende lede op 'n bepaalde oomblik hulle ontslag sal kry nie, maar dat elkeen afsonderlik sy ontslag ontvang op die oomblik wanneer daar vir hom 'n plaasvervanger gevind en bevestig is. Die bedoeling van die artikel is m.i. juis om te voorkom dat daar vakature in die kerkraad sal ontstaan. Elke kerkraadslid word verantwoordelik gemaak vir 'n bepaalde wijk in die gemeente. As die advies van Ds. Pienaar gevolg word, sou dit beteken dat wyke vir korter of langer periodes heeltemal onbearbei bly. Dit is veel gesonder om die aftredende lid in diens te hou totdat daar vir hom persoonlik 'n plaasvervanger voorgestel is, selfs al gee ons toe dat 'n Kerkraadslid in die eerste plek die gemeente, en nie 'n wyk nie, verteenwoordig.[55])

## II. *Die aanvulling van vakatures*

1. Die gekombineerde vergadering:

„Minstens twee maande voor die einde van die jaar word deur elke Kerkraad 'n gekombineerde vergadering gehou om ouderlinge en diakens te kies in die plek van diegene wat aan die einde van die jaar moet aftree." [56])

Die *personeel* van die vergadering word deur art. 17 omskrywe. Behalwe die dienende kerkraad word toegelaat „al die oud-

---

[53]) K. art. 30; T. art. 34; O. art. 73 (1); N. art. 28 (b).

[54]) Kerkbode, XXXVII, bl. 559.

[55]) C.f. H. Pienaar, Vrae en antwoorde, Kerkbode XLVIII, bl. 161.

[56]) K. art. 16; T. art. 21; O. art. 93 .. nie later as die maand September .. nie"; N. art. 30.

kerkraadslede van die gemeente. Onder oud-kerkraadslede is ook inbegrepe diegene wat as lede van die gemeente by sy stigting erken geword is en op daardie tydstip as kerkraadslede en oud-kerkraadslede in die gemeente(s) waaruit die nuutgestigte gemeente saamgestel is, erken was. Ontsette kerkraadslede (art. 279 (4) (c)) en gesensureerde oud-kerkraadslede verloor hul reg om te stem tot tyd en wyl hulle opnuut tot lede van die kerkraad gekies is."

Die vraag is al gestel of 'n rustende kerkraadslid sy sitting op die gekombineerde vergadering deur afwesigheid verbeur, b.v. as hy drie agtereenvolgende vergaderinge afwesig was? Die antwoord is duidelik: Die wet maak alleen voorsiening vir die verlies van Status as:

i. 'n kerkraadslid ontset word uit sy amp;
ii. hy onder sensuur geplaas is of word; en
iii. hy uit die gemeente verhuis.[57])

In l.g. geval bepaal Transvaal en Natalse kerkwette: [58]) „Ingeval 'n lid van die gekombineerde Kerkraad uit 'n gemeente vertrek en binne één jaar met volle attes daarheen terugkeer sal hy weer as lid van die gekombineerde kerkraad beskou word."

Die kerkwet van die O.V.S.[59]) bepaal selfs dat as lede van die vergadering ook beskou sal word: „die wat oorgekom het met bewys dat hulle in ander gemeentes as kerkraadslede gedien het en wat op die lidmate register bekend staan en ten minste een jaar in die gemeente is." Emeriti predikante moet ook beskou word as lede van die gekombineerde vergadering van die gemeente waar hulle tevore gestaan en na aftreding bly woon het, aangesien so'n persoon die volle status van rustende lerende en regerende ouderling van die gemeente besit.[60]) Volgens bogenoemde bepaling van die Vrystaatse kerk het emeriti predikante die reg van sitting op die gekombineerde vergadering in enige gemeente waar hulle hulle gaan vestig.

2. Wie is verkiesbaar?

„Tot ouderlinge en diakens — lede van die kerkraad — word gekies die godsdienstigste en kundigste lede van die gemeente, nie benede vyf-en-twintig jaar oud in die geval van diakens en veertig jaar in die geval van ouderlinge nie, wat op die lidmaatregister van die gemeente bekend staan en geen teëstrewers van die bestaande kerklike verordenings is nie. Predikante wat hulle in 'n gemeente gevestig het om daar te woon en hulle by die kerkraad

[57]) K. art. 31; T. art. 22; O. art. 93 (3); N. art. 30.
[58]) T. art. 22 en N. art. 30 (d).
[59]) O. art. 93 (3).
[60]) C.f. H. Pienaar: Vrae & antwoorde, Kerkbode XXXV, bl. 73.



om die gebruik van hulle kerklike voorregte aangemeld het, word as lede van die gemeente beskou." [61])

Ouderdomskwalifikasie. Die vereiste van 25 jaar vir diakens en 40 jaar vir ouderlinge geld vir al vier provinsies, behalwe dat in die Transvaal op die Sinode van 1944 [62]) die ouderdomsgrens vir ouderlinge afgebring is na 35 jaar.

Persone wat verkiesbaar is moet „op die lidmaatregister van die gemeente bekend staan" d.w.s. hulle lidmaatsertifikaat moet by die kerkraad ingehandig wees voordat hulle verkies kan word.

Aangesien dit in die praktyk dikwels gebeur dat 'n persoon tot kerkraadslid gekies word voordat sy lidmaatskapsertifikaat ingedien is, het die Transvaal nog hierdie verdere byvoeging, dat die wat op die kerkraad gekies word daarvoor moet sorg dat hulle bewys van Lidmaatskap in elk geval voor die bevestiging ingedien word.[63])

Die Kaapse artikel,[64]) hierbo aangehaal, bevat geen vereiste omtrent tyd nie.

Die kerkwet van die O.V.S. bepaal dat 'n lidmaat minstens een jaar in die gemeente woonagtig moet wees. Die Transvaalse bepaling lui: „Wat by die gemeente vir minstens een jaar bekend staan." M.a.w. dit word nie meer vereis dat 'n lidmaat vir 'n bepaalde tydperk in die gemeente woonagtig moet wees voordat hy tot kerkraadslid gekies word nie, mits die persoon vir minstens een jaar bekend is in die gemeente. Hierdie bepaling is aangebring op die Sinode van 1944 veral met die oog op die stedelike gemeentes, waar 'n persoon dikwels van gemeente verander deur net oor die straat te trek en ewegoed bekend is in die omgewing van sy nuwe gemeente as in die van die vorige.[65]) Die Natalse kerk [66]) stel die tydperk vas op ses maande.

Voorkeur moet steeds aan nuwe kandidate gegee word.[67]) Alhoewel daar, behalwe in die Kaapse wet geen uitdruklike bepalings hieroor neergelê is nie, word dit veronderstel op grond van die artikels, wat bepaal dat 'n lid, indien enigsins moontlik; nie langer as vier jaar aaneen mag dien nie.

Die kerkwette van die Kaap, O.V.S. en Natal [68]) bepaal verder dat sover moontlik geen familielede: vader en seun, skoonvader en skoonseun, broers en swaers tegelykertyd lede van die kerk-

[61]) K. art. 20; T. art. 20; O. arts. 58 & 63; N. art. 21.
[62]) T. art. 20.
[63]) T. art. 20.
[64]) K. art. 20.
[65]) O. art. 58 en 63; T. art. 20
[66]) N. art. 21 (1).
[67]) K. art. 21.
[68]) K. art. 22; O. art. 66 & N. art. 32.

raad mag wees nie. H. Bouwman [69]) wil in hierdie verband geen vaste reël neerlê nie, maar wil dat elke geval op sy eie meriete behandel word.

Bouwman [70]) bespreek nog die volgende vrae:

Mag iemand met 'n weerspannige vrou gekies word? Hy antwoord: Ja, maar liewers nie, as daar ander geskikte persone is.

Of iemand met ongehoorsame kinders? Die antwoord is: Ja, mits dit duidelik is dat die ouers dit nie kan verhelp nie.

Of iemand wat nooit nagmaal toe kom nie? Hier is die antwoord beslis nee.

Of iemand wat uit die amp ontset is? Hier sal dit van die omstandighede afhang. Sy antwoord is: As iemand opreg boetvaardig is en weer aansien geniet, mag hy gekies word.

Of iemand wat 'n owerheidsbetrekking beklee? Hy antwoord: Sekerlik! Die Burgerlike amp sluit nie die kerklike uit nie, en omgekeerd.

So verhinder ook die feit dat iemand verplig is om op Sondag te werk hom nie om as kerkraadslid te dien nie.

3. Prosedure na verkiesing.

Aan die verkose persone moet dadelik kennis gegee word van hulle verkiesing, en aan die gemeente moet die name op drie agtereenvolgende Sondae voorgedra word vir approbasie.[71]) Soos reeds tevore aangetoon is dit eintlik die gemeente wat tot die amp roep en daarom moet gemeentelede ruim tyd hê om besware in te dien.[72])

Die kerkwette van die Transvaal, O.V.S. en Natal bevat hieromtrent die verdere bepaling, dat as 'n persoon wat gekies is nie binne veertien dae na die derde afkondiging van hom laat hoor nie, hy geag word hom aan die keuse te onderwerp. Want die vermoede bestaan altyd dat hy hom die keuse laat welgeval. Daarom moet die verkose persoon hom tot die kerkraad wend as hy meen dat hy om wettige redes die benoeming nie kan aanvaar nie. Die kerkraad as liggaam van wie die verkiesing uitgegaan het, met approbasie van die gemeente, is ook die liggaam om die bedanking te oorweeg en daaroor te besluit. Bouwman verklaar: „Indien iemand meent om wettige redenen de benoeming tot het ambt niet te kunnen aanvaarden, dan staat de beoordeeling dier redenen niet bij hemzelf, maar bij hen, die door den Koning der kerk tot regeerders der kerk zijn aangesteld. De benoemde heeft dus de redenen, waarom hij meent niet te kunnen aanvaarden, mede te deelen aan den kerkeraad, met het verzoek om van de benoeming te worden

[69]) H. Bouwman, I, bl. 536.
[70]) Ibid., bl. 535, 536.
[71]) C.f. Kerkbode, XLIII, bl. 115, 8.
[72]) Kaap, art. 23; T. art. 26; O. art. 67; N. art. 33.



ontheven en het oordeel des Kerkeraads zal behoudens het beroep op de meerdere vergadering, beslissend zijn." [73])

Die bedanking is nie aanvaar nie voordat die kerkraad offisieël daaroor besluit het. Weier die verkose persone sonder gewigtige redes om die diens waartoe hulle geroep is waar te neem, stel hulle hulle bloot aan 'n ernstige vermaning deur die Kerkraad.[74]) Verskoonbare gronde is o.a. die ouderdom van sewentig jaar, 'n dienstyd van twaalf jaar as ouderling en of diaken. „Ook sal 'n sesjarige diens as diaken 'n genoegsame rede tot verskoning wees vir die verdere waarneming van daardie betrekking." [75])

Enige ongesensureerde lidmaat van die gemeente het die reg om besware teen gekose kerkraadslede skriftelik by die Voorsitter van die Kerkraad in te dien.

In die Kaap, O.V.S. en Natal „vóór die derde afkondiging van die name" en in die Transvaal „binne sewe dae na die derde afkondiging."

Die verdere prosedure is as volg. Die voorsitter belê onmiddellik 'n kerkraadsvergadering om die besware te oorweeg.[76])

As bevind word dat die besware gegrond is, word nie met die afkondiging van die naam of name voortgegaan nie (d.i. in gevalle waar die besware ingedien en behandel kon word voor die laaste afkondiging); en die verkiesing verval, sodat daar so spoedig moontlik weer 'n gekombineerde vergadering belê moet word om ander lede te kies.[77])

As die besware teen 'n gekose lid van ernstige aard is mag verder teen hom opgetree word volgens die bepalings i.v.m. die kerklike tug.[78])

As daar geen besware inkom nie, word aangeneem dat die gemeente stilswyend sy goedkeuring aan die verkiesing geheg het en word die nuwe lede op 'n geleë tyd deur die kerkraad bepaal deur die Voorsitter in naam van die kerkraad openlik in die amp bevestig, met gebruikmaking van die formulier wat vir die doel opgestel is.[79])

In die geval van predikante ontstaan vakatures ook deur die vertrek, die emeritaat, die vrywillige afstand, die ontslag of die afsetting.[80]) Omdat die medewerking van die Ring vereis word

[73]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 541.
[74]) K. art. 24; T. art. 27; O. art. 68; N. art. 35.
[75]) Kaap art. 25.
[76]) K. art. 26; T. art. 29; O. art. 69; N. art. 34 (b).
[77]) K. art. 26; T. art. 31; O. art. 71; N. art. 34 (c).
[78]) K. art. 27.
[79]) K. art. 29; T. art. 30; O. art. 72; N. art. 37.
[80]) K. art. 194; T. art. 128; O. art. 42; N. art. 226.

by die ontstaan en die aanvulling van predikantsvakatures vind die verdere behandeling daarvan in die volgende hoofstuk plaas.

Die kerkwette van die O.V.S.[81]) en Natal[82]) maak voorsiening vir die vakature wat mag ontstaan deurdat die hele Kerkraad as liggaam bedank. In so'n geval moet die Ring ook optree en wel as volg:

i. Die Voorsitter dien die bedanking van die kerkraad met die redes daarvoor skriftelik in by die Voorsitter van die Ring.

ii. Die Voorsitter lê die saak onmiddellik voor die Ringskommissie wat dit oorweeg.

iii. Vind die Ringskommissie die redes vir die bedanking van die kerkraad gegrond, word die Voorsitter van die Kerkraad in kennis gestel dat die bedanking aanvaar is, en word hom opgedra om so spoedig moontlik 'n gekombineerde vergadering te belê teneinde 'n nuwe kerkraad te kies.

iv. Die kerkraad bly in funksie totdat die nuwe lede gekies en voorgestel is.

Hulle bly in diens as die Ringskommissie oordeel dat die redes vir hulle bedanking nie gegrond is nie.

§ 2. DIE VERGADERING VAN DIE KERKRAAD.

Die Kerkraad vergader minstens vier maal in die jaar, soveel moontlik op tye gelykelik oor die jaar verdeel, en verder só dikwels as wat voorkomende sake dit mag vereis.[83])

Gewone vergaderinge word deur die voorsitter belê deur afkondiging van die kansel of skriftelike kennisgewinge tenminste veertien dae voor die tyd.[84]) Veertien volle dae moet verloop vandat kennis gegee is tot op die dag wanneer die vergadering plaasvind, d.w.s. as die vergadering op die 16e van die maand gehou word, moet reeds op die 1e dag van die maand kennis gegee word.[85]) Waar die wetboek geen bepaalde tyd aangee nie,[86]) sal 'n redelike tyd vir kennisgewing voldoende wees. Wat 'n redelike tyd is, sal afhang van die omstandighede, b.v. die tyd wat dit vir die kennisgewing neem om al die kerkraadslede te bereik en 'n genoegsame tyd daarna om die lede in staat te stel om die vergadering te bereik.

'n Buitengewone vergadering mag te eniger tyd deur die voorsitter belê word, met opgaaf van redes. Die voorsitter is verplig

81) Art. 96.
82) Art. 45.
83) K. art. 43; T. art. 18; O. art. 91 (14); N. art. 25.
84) T. art. 18.
85) Sien: Shackelton, *Meetings Law and Practice*, (London 1934), bl. 38, definisie van „Clear days".
86) Kaap en O.V.S.



om so'n vergadering te belê sodra drie[87]) of meer lede van die Kerkraad met opgaaf van redes, skriftelik daarom versoek.[88])

Al die lede moet kennis kry. As 'n lid nie kennis gekry het nie — (omdat die kennisgewing in die pos verlore gegaan het, of om watter ander rede ook) — maar tog die vergadering bywoon, kan hy nie beswaar teen die geldigheid van die besluite maak nie: „Alleen wanneer hy die vergadering nie bygewoon het nie omdat hy nie kennis gekry het nie, kan hy die besluite laat nietig verklaar, deur die hof. Al kan dit bewys word dat selfs al was hy aanwesig, daar nog 'n genoegsame aantal lede ten gunste van die voorstel was om 'n meerderheid uit te maak, moet die besluit ongeldig verklaar word." So'n bepaling is gegrond op die oorweging dat rekening gehou moet word met die moontlikheid dat 'n lid deur sy oortuigende voordrag die meerderheid teen die voorstel kon laat stem het.[89])

Waar kennisgewing oor die pos geskied word die tydperk bereken van die oomblik dat die kennisgewing in die gewone loop van sake deur die pos afgelewer sal word.[90])

Geskied die kennisgewing by wyse van 'n algemene oproep, soos afkondiging van die kansel, word dit geag te geld van die oomblik van afkondiging, al bereik die kennisgewing die betrokkene eers later.[91])

As 'n vergadering verdaag word, soos in die geval van 'n kerkraadsvergadering wat nie sy besigheid afhandel binne die bepaalde tyd nie en dan verdaag tot 'n later geleentheid, hoef van die voortgesette vergadering nie weer kennis gegee te word nie. Op die voortgesette vergadering mag slegs sake behandel word wat op die eerste vergadering behandel moes geword het.[92])

Die voorsitterskap word deur die predikant waargeneem, of waar daar meer as een predikant is, deur die predikante beurtelings. As daar 'n vakature is, in die geval van gemeentes met een predikant, of 'n algehele vakature deur die ontstentenis van al die predikante van 'n gemeente, word die voorsitterstoel ingeneem deur die konsulent. As die konsulent nie teenwoordig kan wees nie kies die kerkraad, volgens die Kaapse bepaling, sy eie voorsitter uit die ouderlinge teenwoordig. By die gekombineerde

87) O. art. 91 (14) „minstens *twee*".
88) K. art. 45; T. art. 38; N. art. 25.
89) *Prosedure op vergaderings* deur „Juris" — 'n artikel saamgestel deur wyle Prof. v. Zyl Steyn en Mnr. P. Sauer L. V. en verskyn in die Huisgenoot van 28 Sept. en 5 Okt. 1934. In die artikel word die reëls gevolg wat in ons parlement in gebruik is.
90) Shackelton, *Meetings*, bl. 37—38.
91) Ibid., bl. 38.
92) Juris, t. a. p.

vergadering moet die Konsulent of 'n ander predikant van die Ring deur hom daartoe versoek teenwoordig wees. Die Transvaalse en Natalse wet bepaal dat indien die Konsulent nie teenwoordig kan wees nie hy 'n ander predikant *wat lid is van die Sinode* kan versoek om voor te sit. As daar geen predikant gevind kan word nie, kies die vergadering onder leiding van die diensdoende ouderling wat die oudste in jare is sy eie voorsitter uit die diensdoende ouderlinge.[93])

*Kworum*: „Die volstrekte meerderheid van die getal kerkraadslede vorm 'n kworum vir gewone werksaamhede; by die behandeling van tugsake, egter, minstens twee-derdes van daardie getal." [94])

Onder „getal kerkraadslede" moet verstaan word die wat *op die oomblik diensdoen*. Die vakatures moet afgetrek word van die totaal; bv. op 'n kerkraad van 20 lede waar daar op die oomblik *vyf* vakatures is sal die kworum nie *elf* nie, maar *agt* wees. 'n *Volstrekte meerderheid* is een meer as die helfte van die totaal. Die kleinste moontlike kworum van 'n kerkraad is *vier*, want soos tevore aangetoon, is *sewe* die minimum aantal lede van 'n kerkraad.[95])

Die vergadering moet gedurende sy hele sitting 'n kworum handhaaf. So gou as die getal aanwesige lede benede die vereiste getal daal is die vergadering nie meer wettig gekonstitueer nie en moet dit verdaag word totdat daar weer 'n kworum teenwoordig is.[96])

Die kworum van die dienende lede van die Kerkraad *wat teenwoordig is*, is ook die kworum van die gekombineerde Kerkraad.[97]) Volgens hierdie bepaling sal 'n wettige gekombineerde vergadering gehou kan word alleen wanneer daar genoeg dienende lede teenwoordig is om 'n gewone kerkraadsvergadering te hou, onverskillig hoeveel *rustende* kerkraadslede teenwoordig is.

R e g l e m e n t v a n O r d e.[98])

1. „Alle Rings — en Sinodale vergaderings word met ope deure gehou, tensy die vergadering anders besluit. Kerkraads-

[93]) K. art. 44; T. art. 35; O. art. 91 (16); N. art. 26: Hier neem, by afwesigheid van predikant of konsulent, die oudste ouderling die stoel in.
[94]) K. art. 43; T. art. 19; O. art. 91 (19); N. art. 27.
[95]) In Natal is die minimum *vyf*. Sien ook Pienaar: Vrae en antwoorde, Kerkbode, XXXVI, bl. 959.
[96]) Shackelton, *Meetings*, bl. 46.
[97]) Kaap art. 43.
[98]) Dieselfde Reglement is mutatis mutandis van toepassing op alle kerklike vergaderinge.



vergaderings word dan alleen met ope deure gehou as die Kerkraad daartoe besluit." [99])

Volgens die ooreenkomstige bepalings van die drie ander provinsies word *alle* kerklike vergaderings met oop deure gehou, tensy anders besluit word.[100])

Die bepaling van die Kaapse kerk is die suiwerste.

'n Kerkraadsvergadering is 'n private byeenkoms, en die besigheid wat daarop behandel word is meestal van so'n aard dat dit as geslote beskou moet word tensy die kerkraad uitdruklik anders bepaal.[101]) In die geval van die drie Noordelike provinsies het enigeen toegang tot kerkraadsvergaderinge tensy anders besluit. So'n besluit kan te eniger tyd geneem word. Die pers het volle toegang tot al hierdie Kerkvergaderinge tensy hulle deur 'n besluit uitgesluit word. In die geval van die Kaapse kerk het die pers toegang tot Rings- en Sinodale vergaderings maar nie tot kerkraadsvergaderinge nie, tensy spesiale verlof daartoe verleen word.[102]) 'n Komitee- of kommissievergadering is altyd geslote, tensy anders besluit.[103])

2. Die vergadering begin op 'n bepaalde uur, en word geopen, en gesluit, met gebed deur die Voorsitter of iemand deur hom daartoe versoek.[104])

3. Al die lede van kerkbesture is verplig om die vergaderings by te woon, en as hulle nie verskyn nie, moet hulle skriftelik daarvan kennis gee. Lede moet op die voorgeskrewe wyse gekleed wees.[105])

4. Na die opening van die sitting gee die Voorsitter kennis van wat behandel sal word. Daar bestaan geen algemene reëls wat dit verpligtend maak om 'n volledige agenda van kerkraadsvergaderings vóór die vergadering aan die lede te stuur nie. Dit word wel vereis in die geval van Sinodale vergaderings.[106])

In die geval van 'n buitengewone vergadering moet die saak waarvoor die vergadering byeen geroep word uitdruklik en duidelik vermeld word. *Op so'n vergadering mag geen ander besigheid as wat in die kennisgewing vermeld is, behandel word nie.* [107])

[99]) Kaap, Bylae A 1 (1).
[100]) T. Reglement IV (1); O. art. 86 (1); N. Regl. 1 (1).
[101]) Shackelton, Meetings, bl. 3; en Juris, t.a.p.; en c.f. Pienaar, *vrae en Antwoorde*, Kerkbode XXXVIII, bl. 1324.
[102]) C.f. Shackelton, *Meetings*, bl. 19, 20. C.f. ook H. Bouwman, a.w., II, 122.
[103]) Ibid.
[104]) K. Regl. v. Orde (2) & (3).
[105]) K. Regl. v. Orde (4).
[106]) K. art. 105; T. art. 179; O. art. 86 (36); N. art. 116, 117.
[107]) K. art. 45; T. art. 38; N. art. 25; c.f. Shackelton, a.w., bl. 32, 33 „Juris" a.w.

Indien in die geval van 'n gewone kerkraadsvergadering geen agenda aan die lede gestuur is nie, bestaan die vermoede dat op die vergadering alleen sake behandel sal word wat gewoonlik op 'n gewone kerkraadsvergadering behandel word. As iets buitengewoons op die kerkraadsvergadering behandel gaan word, is dit wenslik om dit in die kennisgewing te vermeld.[108])

Op die vergadering neem die Voorsitter, by die voorbring van die sake op die agenda, „die orde in ag wat vir hom die geskikste voorkom. Hy dra die sake wat moet behandel word duidelik voor, en gee by die behandeling die nodige inligting. As die aard van die saak dit vereis, lê hy 'n kort voorstel of *'n alterutrum* aan die vergadering voor." [109])

Gewoonlik kom die eerste aan die orde die Notule van die vorige vergadering. Die voorsitter het nie die reg om te sê dat die notule sal oorstaan tot 'n volgende vergadering nie. Hy mag wel reël dat dit op 'n later stadium van die vergadering behandel sal word as dit die orde van sake bevorder.[110])

Die bepalings [111]) i.v.m. die notule kan as volg saamgevat word:

Die notule van alle kerkvergaderings sal gelees, goedgekeur en geteken word. Die notule van kerkraadsvergaderings word by die eersvolgende vergadering goedgekeur en deur al die lede wat teenwoordig is geteken.[112]) Die notule van gekombineerde kerkraadsvergaderings word deur die gewone kerkraad onderteken. Die notule van Ringsvergaderings word deur die voorsitter en Scriba by elke sitting onderteken. Die notule van die vorige sitting word op die volgende behandel; voordat die laaste sitting verdaag moet die notule eers gelees en deur die hele vergadering onderteken word. Die notule van Sinodale vergaderings word op dieselfde wyse by elke sitting goedgekeur en geteken deur die moderatuur en by die laaste sitting deur die hele vergadering. Hierdie laaste geld alleen vir Transvaal. Die ander Kerke het die teenoorgestelde bepaling nl. dat die notule van die *eerste* sitting deur al die lede van die vergadering onderteken word en daarna alleen deur die moderatuur.

I.v.m. die inhoud van die notule word op die volgende gewys: „Notule word dikwels verwar met 'n verslag van die verrigtings.

---

[108]) C.f. Shackelton, a.w., bl. 33, essentials of a valid notice „The true test would appear to be the construction an absent member would put upon the notice, for the nature of the business may largely determine whether such member shall absent himself from the meeting or not.

[109]) K. Regl. v. Orde (5); T. Regl. IV (5) (6) & (7); N. Regl. I (5) & (6).

[110]) C.f. „Juris" t.a.p.

[111]) C.f. Kaap, Regl. v. Orde (26) & (27); T. Regl. IV (27); O. art. 86 (34) en N. Regl. I (28) & (29).

[112]) Die Kaapse Regl. v. Orde (26) bepaal dat die notule voor die sluiting v. d. kerkraadsvergadering gelees en geteken moet word.



Notule behoort slegs die volgende te bevat: i) datum en plek van die vergadering; ii) name van voorsitter en sekretaris, en as dit gewoonte is, name en getal van aanwesige lede; iii) voorstelle voor die vergadering; iv) besluite deur die vergadering geneem; v) rapporte voor die vergadering gelê; vi) belangrike reëlings van die voorsitter; en vii) alle ander sake wat die vergadering besluit om te notuleer. In geen omstandighede moet 'n verslag van wat die sprekers gesê het, gegee word nie." [113])

Notule moet sorgvuldig nagesien word want dit dien, na goedkeuring, as prima facie bewys van wat op die vergadering plaasgevind het. M.a.w. die inhoud van 'n notule word as die juiste verslag beskou totdat bewys van die teendeel gelewer is.

Waar notule vooraf op skrif gestel en onder die lede van die vergadering versprei is, is dit nie nodig om dit weer op die vergadering voor te lees nie.[114])

Bespreking van sake. Nadat die voorlopige besigheid afgehandel is, stel die voorsitter die voorstelle of mosies voor die vergadering aan die orde. „Een van die belangrikste punte in die reëling van die vergadering is om geen bespreking toe te laat as daar nie 'n mosie voor die vergadering is nie." [115]) Die voorsitter moet daarop let dat 'n spreker eers sy voorstel doen, voordat hy oorgaan tot die toeligting daarvan.[116])

As twee of meer lede tegelyk opstaan beslis die Voorsitter wie van hulle die eerste gehoor sal word. *Geen lid het die reg om meer as eenmaal oor dieselfde saak te praat nie, behalwe die voorsteller wat die reg het om repliek te lewer aan die end van die bespreking.*[117]) Die sekondant van 'n voorstel het nie die reg op repliek nie; ook nie die persoon wat, soos dit gewoonlik genoem word, 'n *teenvoorstel* gemaak het nie. Ons sal later aantoon dat daar nie so iets as 'n *teenvoorstel* is nie.[118]) 'n Persoon wat reeds gepraat het mag weer praat as dit is om iets te verduidelik, wat in die loop van die bespreking aan hom gevra word. Ook in hierdie geval sal die voorsitter moet beslis of so'n verduideliking van wesenlike belang vir die bespreking is, of nie. Ook sal hy moet sorg dat dit net by 'n saaklike antwoord bly en nie ontaard in 'n tweede pleidooi nie.

Die voorsitter het die reg om met die verlof van die vergade-

---

[113]) „Juris".

[114]) Ibid.

[115]) Ibid. en K. Regl. van Orde 17.

[116]) Ibid.

[117]) Ibid. en K. Regl. van Orde 16 al. 2; T. Reg. IV (9) .... op Kerkraads- en Ringsvergaderings nie meer as *tweemaal* nie..; O. art. 86 (15); N. Reg. I (12) .... Kerkraadsvergaderings *tweemaal*.

[118]) „Juris".

ring die sprekers tot 'n vasgestelde tyd te beperk. Die vergadering het altyd die reg om „aan die voorsitter op te dra om sprekers langer te laat praat of om, mits dit nie onbillik is nie, die sprekers in 'n ander volgorde te laat praat.[119])

Dit is ook die plig van die voorsitter om 'n spreker tot die orde te roep sodra hy, volgens die oordeel van die voorsitter van die punt afdwaal of onnodig herhaal.[120]) Die voorsitter moet sover as moontlik toesien dat elke lid van die vergadering 'n redelike geleentheid kry om sy opinie uit te spreek.[121]) *Dit berus by die voorsitter om te beslis wanneer 'n saak genoegsaam bespreek is.* 'n Mosie, wat daarop bedoel is om die bespreking van 'n onderwerp te voorkom of op onbillike wyse af te sny is buite orde en moet deur die Voorsitter geweier word.[122])

V o o r s t e l l e, m o s i e s e n a m e n d e m e n t e:

Soos reeds aangetoon word alle bespreking op vergaderings gevoer na aanleiding van bepaalde voorstelle voor die vergadering. Voorstelle moet gesekondeer en skriftelik ingedien word by die Voorsitter.[123]) 'n Voorstel, wat eenmaal ingedien is, is die eiendom van die vergadering, en mag nie sonder die verlof van die vergadering teruggetrek word nie.[124])

Daar mag nooit meer as *een* voorstel of mosie gelyktydig voor die vergadering dien nie, behalwe wanneer daar 'n formele mosie tydens die bespreking voorgestel word. „Juris" maak melding van die volgende soorte formele mosies waardeur die bespreking van 'n mosie onderbreek kan word, nl.: [125])

„1. deur 'n amendement voor te stel;
2. deur 'n mosie om te verdaag of om van die punt af te stap;
3. deur 'n mosie dat dadelik oor die punt gestem word;
4. deurdat die voorsitter 'n lid toelaat om 'n persoonlike uitleg te gee of 'n persoonlike verklaring te maak;
5. deur 'n voorstel om die saak terug te verwys na die betrokke komitee; en
6. deur 'n punt van orde."

I. *Amendemente:*

Ons kerkwet bepaal dat as daar twee of meer voorstelle voor

---

119) „Juris", t.a.p. Sien ook K. Regl. 5 : 1.
120) Ibid. C.f. ook Shackelton, a.w., bl. 96, 97.
121) K. Regl. v. Orde (14).
122) C.f. „Juris", t.a.p.
123) K. Regl. v. Orde (17) & (18); T. Regl. IV (13); O. art. 86 (16) & (17); N. Regl. I (13)—(16).
124) Ibid.
125) „Juris", t.a.p.



die vergadering is, die eerste die voorstel genoem word en die ander die amendemente.[126]) Wat bedoel word is, dat daar alleen een *voorstel* voor die vergadering kan wees; alle verdere „voorstelle" op dieselfde punt is nie voorstelle nie, maar emendasies van die oorspronklike voorstel. Dit word duidelik as ons kyk na die volgende definisie van 'n amendement: [127]) „'n Amendement is van aksessore karakter, d.w.s. die bestaan daarvan is afhanklik van die mosie waarop dit gebaseer is. Hieruit volg dat 'n amendement betrekking moet hê op die oorspronklike mosie. Dit moet die vorm aanneem van 'n byvoeging tot, 'n verandering van' of 'n weglating van woorde uit die oorspronklike voorstel." Shackelton [128]) definieer dit as volg: „Amendement: A proposed alteration in the terms of a motion submitted to a meeting for adoption."

Dit is nie korrek om te bepaal dat as die voorstel teruggetrek word, die eerste amendement in die plek daarvan tree nie.[129]) As die voorstel teruggetrek word, verval alles wat op daardie punt voor die vergadering was. Die voorsteller van die oorspronklike (substantiewe) mosie, mag hom wel bereidwillig verklaar om sekere woorde in sy voorstel terug te trek ten gunste van die woorde van een of ander van die amendemente. En dit mag dan gebeur met die toestemming van die vergadering. Bv. as die oorspronklike voorstel lui: „Die vergadering besluit dat 'n bonus van £ 5 aan die Scriba toegeken word," en daar is 'n amendement: „dat die bedrag £ 5, verander word in £ 10," dan mag die voorsteller hom bereid verklaar om die wysiging in sy voorstel op te neem, mits die vergadering toestem. Die geamendeerde voorstel, wat dan voor die vergadering gelê word, lui: „Die vergadering besluit dat 'n bonus van £ 10 aan die scriba toegeken word."

Daar is ook nog die volgende algemene reëls, i.v.m. amendemente:

i. 'n Amendement mag nie die negatiewe van die oorspronklike mosie wees nie. 'n Amendement: „die vergadering besluit dat nie 'n bonus van £ 5 aan die scriba toegeken sal word nie," is uit orde. Die lede wat nie vir die toekenning van 'n bonus is nie, moet teen die oorspronklike voorstel stem.

ii. 'n Amendement mag ook nie die oorspronklike voorstel betekenisloos maak nie, bv. „die vergadering besluit om na die

---

126) K. Regl. van Orde (12) a; T. Regl. IV (14); O. art. 86 (20); N. Regl. I (12).
127) „Juris", t.a.p.
128) *Meetings, law and Practice*, bl. 409.
129) C.f. Kaap Regl. v. Orde (12) a; T. Regl. IV (14); O. art. 86 (20) en N. Regl. I (12).

woorde 'aan die scriba' in te voeg *'op sy honderd en vyftigste verjaardag.'* "

iii. Lede wat reeds oor die voorstel gepraat het, mag weer oor die amendement praat, mits hulle hulle stiptelik bepaal by die inhoud daarvan. Regl. i, 16 van die Kaapse Kerk bepaal dat alleen die indiener van 'n amendement weer mag praat om sy amendement toe te lig, al het hy reeds oor die voorstel self ook gespreek.

iv. Dit is moontlik om 'n amendement op 'n amendement voor te stel. Dit is egter onwenslik aangesien dit die vergadering in verwarring bring, veral by die stemming. Dieselfde doel kan bereik word deur 'n verdere amendement op die oorspronklike voorstel in te dien.

v. Amendemente kan enige tyd ingedien word tot op die oomblik dat besluit is om die bespreking af te sluit en oor te gaan tot stemming.[130])

2. *'n Mosie om te verdaag of van die punt af te stap,* geniet voorrang en moet eers afgehandel word. Die voorsteller van die oorspronklike voorstel het die reg om repliek te lewer op hierdie mosie. 'n Mosie om te verdaag, wat aangeneem word, onderbreek die bespreking van die saak met die oog op die latere voortsetting by 'n volgende geleentheid. Gewoonlik word aan die voorsteller van die mosie om te verdaag, die eerste geleentheid gegee om te praat, wanneer die bespreking hervat word.

'n Mosie om van die punt af te stap, sluit die bespreking finaal af sonder dat die vergadering enige besluit oor die saak geneem het.

3. *Die mosie* „dat nou gestem word", moet onmiddellik aan die vergadering gestel word sonder bespreking. Die doel van hierdie mosie is, om, *wanneer 'n saak behoorlik bespreek is,* onnodige herhaling en verkwisting van tyd te voorkom. Dit kan ook dien om te verhinder dat 'n minderheid obstruksie voer. *Dit is die reg en plig van die voorsitter om die mosie te weier as hy van mening is dat dit aangewend word om 'n behoorlike bespreking van die onderwerp te voorkom."* [131])

As die mosie aangeneem word, het die voorsteller van die oorspronklike mosie die reg op repliek voordat tot stemming oorgegaan word.[132])

4. *'n Punt van Orde:* Die Kaapse kerkwet [133]) verduidelik: „'n punt van orde is 'n bloot persoonlike verduideliking." Hierdie bepaling is minder gelukkig. 'n Punt van orde het net betrekking op die reëls van orde van 'n vergadering. 'n Spreker mag hom

[130]) C.f. „Juris", t.a.p. en Shackelton, a.w., hoofstuk V, *amendements.*
[131]) „Juris", t.a.p. C.f. Shackelton, a.w., bl. 144—145.
[132]) Shackelton, a.w., bl. 145.
[133]) Woordverklaring, bl. XV.



op 'n punt van orde beroep indien daar volgens sy oordeel afgewyk word van die reglement van orde b.v. as iemand langer as die vasgestelde tyd praat; as 'n spreker onbehoorlike taal gebruik of hom om een of ander rede skuldig maak aan iets wat „strydig is met die agting wat aan 'n kerklike vergadering verskuldig is;" [134]) of om die aandag van die voorsitter en vergadering daarop te vestig dat 'n voorstel of amendement om een of ander rede ultra vires is, omdat daarvan bv. nie kennis gegee is nie; dat dit nie gesekondeer is nie; dat dit nie betrekking het op die saak onder bespreking nie, ens.; of om die voorsitter daarop te wys dat iemand die vergadering verlaat sonder verlof, ens. 'n Punt van orde mag nooit deur 'n lid gebruik word as verskoning om uit sy beurt 'n „bloot persoonlike verduideliking" te gee nie.

„Die beslissing op 'n punt van orde lê in die hande van die voorsitter. Sy beslissing is hier finaal en 'n spreker het nie die reg om hom op die vergadering te beroep teen die reëling van die voorsitter nie." [135])

In die verbygaan kan ook daarop gewys word dat dit die enigste punt is waarin die beslissing van die voorsitter finaal is. In ander gevalle kan die reëling van die voorsitter getoets word deur 'n beroep op die vergadering.

'n Punt van orde word onmiddellik afgehandel, selfs al onderbreek dit 'n ander spreker se betoog.

Die Transvaalse wet gee dié algemene omskrywing van Mosies van Orde.[136])

„'n Mosie van Orde is 'n voorstel betreffende:

a. Die rangskikking van sake wat ter tafel moet kom, of
b. die beëindiging van die bespreking van 'n punt, of
c. die algehele verbygaan van die tafelreël van 'n saak."

Hierdie artikel bevat, soos uit bostaande blyk, nie alles nie; maar dit is korrek sover as dit gaan.

### Hoe gestem moet word:

a. Wie mag stem?

„Oor sake wat onder behandeling kom sal elke lid persoonlik sy stem uitbring, en niemand sal buite stemming bly nie sonder gewigtige redes wat deur die vergadering beoordeel word." [137]) Op kerklike vergaderinge mag alleen die teenwoordige lede stem; niemand kan volmag aan 'n ander gee om namens hom te stem

[134]) Kaap, Reglement van Orde, (15).
[135]) „Juris", t.a.p.
[136]) Regl. IV (32).
[137]) T. Regl. IV (10); O. art. 86 (23); N. Regl. I (23) of as hulle om spesiale redes uitgesluit is, sien bv. Kaap, Reglement van Orde (24).

nie.[138]) Wie as lede van die vergadering beskou moet word, word in die kerkwet bepaal.[139])

Op kerklike vergaderings het die Voorsitter behalwe sy gewone stem 'n beslissende stem as die stemme staak. Die Kaapse wet voeg daarby, dat hierdie reg nie geld vir die voorsitters van kommissies nie, behalwe by die Algemene Sinodale en die tydelike regskommissie. As die Voorsitterstoel ingeneem word deur die konsulent, het hy net 'n adviserende stem.[140])

As die stemme by die verkiesing van persone staak, besit die voorsitter geen beslissende stem nie. Dan moet die lot beslis.[141])

In die O.V.S.[142]) word bepaal dat as die stemme in tugsake staak, die uitspraak ten gunste van die beklaagde gegee moet word.

b. Die metode wat gevolg word.

Dit verskil na gelang van die saak waaroor gestem word.

1. *Voorstelle en mosies.*

Die stemming geskied gewoonlik met die opsteek van hande, of, in die geval van die Kaapse Kerk, deur die opstaan van die lede.[143]) Die voorsitter mag ook vra of daar enige beswaar teen die aanname van 'n mosie is, en as niemand beswaar maak nie, die mosie as aangeneem verklaar. As daar beswaar gemaak word, moet op die gewone wyse gestem en die stemme getel word. As die voorsitter die uitslag van 'n stemming aankondig moet enigeen wat die voorsitter se aankondiging in twyfel trek *onmiddellik* opstaan en beswaar maak. Daar kan dan 'n herstemming plaasvind óf 'n verdeling óf 'n stemming per briefie. Die Vrystaat neem die aankondiging deur die Voorsitter as finaal aan.[144])

Daar moet afsonderlik vir en teen elke voorstel en of amendement gestem word.[145])

As daar dan net een voorstel voor die vergadering is, is die

---

[138]) Kaap, Reglement van Orde (8); H. Bouwman, a.w., I, bl. 543.

[139]) K. art. 14; T. art. 16; N. art. 20; O. art. 88. Sien verder par. I (a) van hierdie hoofstuk en K. art. 76, 95; T. art. 68, 168; O. art. 99, 123; N. art. 80, 106.

[140]) *Adviserende Stem* besit iemand wat nie lid van 'n bepaalde kerkvergadering is nie, en wat die reg om oor enige saak te spreek, (behalwe sake wat met die uitoefening van die kerklike tug te doen het), maar sonder dat hy in die vergadering mag stem. C.f. T. Regl. IV (25).

[141]) K. Regl. v. Orde (5), (9)g, (10)f, (11)e, 12(d); T. Regl. IV (6), (11), (28)g, (29)e; O. art. 86 (5), (6), (28)g; N. Regl. I (6), (26), (31)g.

[142]) O. art. 86 (6).

[143]) K. Regl. v. Orde (12).

[144]) O. art. 86 (26).

[145]) K. Reglement van Orde (12)b; T. Regl. IV (15); O. art. 86 (21), en N. Regl. I (22). Sien verder Shakelton, a.w., Hoofstuk IV, bl. 67 e.v. en bl. 121, e.v.



prosedure eenvoudig. Daar word vir en teen gestem en die voorstel is aangeneem of verwerp al na gelang die volstrekte meerderheid van stemme van die lede wat teenwoordig is, beslis het.

As daar een amendement is moet eers oor die amendement gestem word, om uit te maak of die meerderheid die oorspronklike voorstel geamendeer wil hê of nie. Die gedagte is dat die amendement verandering in die oorspronklike mosie wil aanbring. As die amendement verwerp word bly die oorspronklike voorstel onveranderd staan en word so tot stemming gebring.

As die amendement aangeneem word, word die voorstel in sy geamendeerde vorm voor die vergadering gelê.

Die posisie word nog ingewikkelder wanneer daar meer as een amendement op 'n voorstel is. Hier moet 'n voorsitter steeds vashou aan die algemene beginsel dat die stemming op so'n wyse moet geskied dat elke lid van die vergadering 'n geleentheid kry om sy menings uit te spreek. Die gewone prosedure is om in volgorde oor die amendemente te laat stem, beginnende by die laaste een en so opwaarts tot by die oorspronklike voorstel. Die kerkwet skrywe dit ook só voor. Maar hierdie reël kan nie altyd konsekwent toegepas word nie. Daar kom dikwels gevalle voor waar dit nie net wenslik, maar selfs noodsaaklik is om af te wyk van die reël. Dit is soms noodsaaklik vir 'n Voorsitter om oor die amendemente te laat stem nie in numeriese volgorde nie, maar in *logiese* volgorde. Dit kan as volg geïllustreer word: [146])

Daar is 'n voorstel voor die Kerkraad: „dat ondersoek ingestel word na die gedrag van X." Hierop is daar die volgende amendemente:

i. „dat na X ingevoeg word: „met die oog op die toepassing van tug."

ii. „dat die optrede van X oor die hoof gesien word." (die volledige bewoording van hierdie amendement om in orde te wees sal moet lui: „dat al die woorde na 'dat' in die oorspronklike voorstel geskrap word en in die plek daarvan ingevoeg word 'die optrede van X oor die hoof gesien word.' ")

iii. „dat dit aan die Voorsitter opgedra word om X broederlik te vermaan, en dat verder van die saak afgestap word."

Hier vereis die *logiese orde* dat eers oor no (ii) gestem word, want as dit aangeneem word verval al die ander amendemente en ook die oorspronklike voorstel. As dit egter verwerp word, moet verder gestem word. Dit is dan duidelik dat die vergadering optrede teenoor X verlang. Die vraag is nou net wat die aard daarvan sal wees. Die eerste word aan die orde gestel amendement

---

[146]) Hierdie voorbeelde word met die nodige wysiginge gebruik na aanleiding van derglike voorbeelde in die meergenoemde artikel oor die Prosedure op Vergaderings.

(iii). As dit aangeneem word, maak dit 'n stemming oor amendement (i) onnodig. Word dit verwerp, word amendement (i) gestel. As dit aangeneem word kom die oorspronklike voorstel as volg voor die vergadering: „dat ondersoek ingestel word na die gedrag van X, met die oog op die toepassing van tug."

Die saak word nog moeiliker wanneer die amendemente verskillende afsonderlike aspekte van die oorspronklike voorstel geld.

Die volgende kan as voorbeeld dien: Op 'n sinodale vergadering word voorgestel: „dat die Transvaalse Kerk daartoe oorgaan om onmiddellik stappe te doen vir die oprigting van 'n Bybelskool." As Amendemente hierop word in die aangegewe volgorde voorgestel:

i. dat aan die einde van die voorstel die volgende woorde bygevoeg sal word: „weens die toenemende onkunde i.v.m. die Bybel onder ons lidmate."

ii. dat aan die einde van die voorstel die volgende woorde bygevoeg sal word „Sowel as vir die instelling van korrespondensie kursusse in Bybelgeskiedenis."

iii. dat ingevoeg word na Bybelskool: „en dat die ander suster kerke gevra sal word om dieselfde in hulle provinsies te doen."

iv. dat na Transvaalse Kerk ingevoeg word: „in Samewerking met die ander gefedereerde kerke.' "

v. dat al die woorde na *dat* in die oorspronklike voorstel geskrap word en die volgende ingevoeg word „die Sinode keur in beginsel die stigting van 'n Bybelskool goed, maar verwys die saak na die Raad der Kerke vir ondersoek en rapport op die volgende Sinode."

vi. dat na „Transvaalse Kerk" ingevoeg word „in samewerking met die gefedereerde *en ander* Hollandse Kerke."

In so'n geval, sou ons sê, mag die Voorsitter van sy reg om self 'n ander voorstel aan die vergadering voor te lê,[147]) gebruik maak om eers 'n s.g. *toetsstemming* te laat hou. Hy laat die vergadering eers besluit of hulle verder wil gaan met die gedagte van 'n Bybelskool deur eerste te laat stem oor die volgende mosie: „die vergadering spreek hom uit ten gunste van die gedagte van 'n Bybelskool." As dit verwerp word (m.a.w. die vergadering is by meerderheid van stemme teen die hele idee van 'n Bybelskool) is die hele saak afgedaan en hoef nie verder oor die voorstel en amendemente gestem te word nie.

As die mosie aangeneem word moet verder gestem word in hierdie volgorde:

Die eerste word gestem oor amendement (v). As dit aangeneem word verval die res. Word dit nie aangeneem nie, moet eers gestem word oor amendemente (iii), (iv) en (vi). Laat ons veronderstel dat (iii) en (iv) verwerp en (vi) aangeneem word. Dan kom amendemente (ii) en (i) aan die beurt, wat albei aangeneem word. Die oorspronklike voorstel word nou, soos geamendeer, in stemming gebring: „dat die Transvaalse Kerk in samewerking met die gefedereerde en ander Hollandse Kerke daartoe oorgaan om onmiddellik stappe te doen vir die oprigting van 'n Bybelskool, sowel as vir die instelling van korrespondensiekursusse in Bybelse geskiedenis, weens die toenemende onkunde i.v.m. die Bybel onder ons lidmate."

*Besware teen en Hersiening van besluite.* Die kerkwet bepaal dat dit aan elke lid van 'n vergadering vry staan om te laat aanteken, met of sonder opgawe van redes, dat hy met 'n besluit wat geneem is nie instem nie. 'n Lid mag ook laat aanteken dat hy nie teenwoordig was toe 'n sekere besluit geneem is nie.[148])

In verband met die hersiening van reeds genome besluite bepaal die kerkwet: *„Besluite wat eenmaal geneem is, mag nie anders as ná voorafgaande kennisgewing, en met toestemming van die vergadering in revisie gebring word nie. By kerkraadsvergaderings, egter, kan 'n besluit in dieselfde vergadering waarin dit geneem is, in revisie kom indien geen stem hom daarteen verhef nie.*[149])

Die Transvaalse wet [150]) formuleer dit as volg: „Besluite wat eenmaal geneem is, kan slegs na voorafgaande kennisgewing en met toestemming van die vergadering in hersiening gebring word, as dit nie op 'n onbestrede mosie geskied nie. As die vergadering nie sitting hou nie sal kennisgewing skriftelik aan al die lede gestuur word. As daar om hersiening van 'n besluit van die vergadering gevra word, sal daar aan die voorsteller van die hersiening die geleentheid gegee word om vir die vergadering duidelik te maak waarom om hersiening gevra word.

Die posisie is as volg:

i. In Transvaal kan die besluit van *enige* vergadering onmiddellik in hersiening gebring word mits dit op 'n onbestrede mosie geskied. In die ander kerke geld dit alleen vir kerkraadsvergaderinge.

ii. As die besluit om hersiening nie op 'n onbestrede mosie geskied nie, moet *kennisgegee* word. Op 'n voortgaande vergadering soos 'n Ring of Sinode word kennis gegee van 'n mosie om op 'n later sitting van dieselfde vergadering die saak in hersiening te neem. Op 'n kerkraads- of 'n komiteevergadering wat gewoon-

147) K. Reglement v. Orde (5); T. Regl. IV (7); O. art. 86 (5); N. Regl. I (21).

148) K. Regl. van Orde 20 & 22; T. Regl. IV (19); O. art. 86 (25); N. Regl. I (28).

149) K. Regl. v. Orde 21 en feitelik dieselfde O. art. 86 (27) en N. Regl. I (27).

150) T. Regl. IV (20).

lik die werk in een sitting afhandel, word die kennis gegee van 'n mosie om die saak op die volgende vergadering in hersiening te neem. Die mosie sal op die agenda verskyn saam met die ander punte vir die volgende vergadering.

iii. Wanneer die saak aan die orde kom word aan die voorsteller van die mosie geleentheid gegee om te verduidelik waarom om hersiening gevra word. Na sy verduideliking stem die vergadering eers oor die vraag of die saak weer heropen sal word. Word die mosie verwerp, bly die saak soos dit is. Word die mosie aangeneem, is die saak oop vir verdere behandeling.

iv. Die hersiening van besluite geld blykbaar besluite waarby 'n voorstel of mosie aangeneem is. Omtrent voorstelle of mosies wat verwerp is, bepaal die kerkwet in hierdie verband niks. Gewoonlik word in reglemente van orde hieromtrent voorsiening gemaak. Ons vind bv. die volgende bepaling in die reglement van 'n sekere distriksraad in Engeland: „No motion to rescind any resolution passed within the preceding six months, nor any motion or amendment to the same effect as one negatived within the preceding six months, shall be in order.... ens." [151])

So ook in die geval van 'n County Council.[152])

„No motion to rescind any Resolution which has been passed within the preceding twelve months, nor any motion to the same effect as any Motion which has been negatived within the same preceding period, shall be in order, unless the notice thereof shall bear, in addition to the name of the member who proposes the Motion, the names of nine other members. When any such motion has been disposed of by the Council, it shall not be competent for a member to propose a Motion to the same effect within a further period of twelve months."

Aangesien ons Kerkwet hieromtrent niks bevat nie, het die voorsteller van 'n mosie wat verwerp is, of 'n ander persoon o.i. die reg om van dieselfde mosie weer kennis te gee vir behandeling op die volgende vergadering. In die kerkwet behoort bepaal te word dat 'n voorstel wat verwerp is, nie binne 'n sekere tyd weer voor die vergadering gebring mag word nie.

2. *die Kiesing van pesone* (Kerklike ampsdraers).

a. Algemeen: [153]) Dit geskied met geslote stembriefies op die volgende wyse: [154])

i. Eers word 'n nominasie of groslys gevorm. Daarvoor plaas

---

[151]) Shakelton, a.w., bl. 378.
[152]) Ibid., bl. 389—390.
[153]) Alle ampsdraers met uitsondering van kerkraadslede van nuwe gemeentes en predikante.
[154]) K. Reglement van Orde (9); T. Regl. IV (21) & (28); O. art. 86 (28); N. Regl. I (31).



elke stemgeregtigde nie meer name op die stembriefie as die getal persone wat gekies moet word nie.[155])

ii. Uit die nominasielys wat so gevorm is, stem elke stemgeregtigde vir soveel persone as wat vereis word.

iii. Die persone wat die meeste stemme verkry het, is verkies, mits die getal stemme op die persoon of persone uitgebring 'n volstrekte meerderheid vorm.[156])

iv. As dit na die stemming blyk dat die vereiste getal persone nog nie gekies is nie word weer gestem en wel uit tweemaal soveel name as die getal wat nog gekies moet word. Hierdie dubbeltal word saamgestel uit die name van die persone wat die meeste stemme op hulle verenig het.

v. Indien dit by die samestelling van hierdie dubbeltal mag blyk dat 'n gelyke aantal stemme op twee of meer name verenig is op so'n wyse dat daardeur meer name op die dubbeltalstemlys sal voorkom as wat vereis word, sal daar tussen diegene wat gelykstaan geloot word om die nodige getal te vind.[157])

vi. As die stemme by die herstemming uit 'n dubbeltal staak, beslis die lot.

Hierdie wyse van stem kan met die volgende voorbeeld verduidelik word:

Daar moet *drie* persone gekies word. Op die groslys verskyn 20 name. By die eerste stemming blyk dat uit 'n totaal van 100 stemme: a 43; b 40; c 48; d 60; e 36; f 36; g 20 en die res 15 of minder stemme verkry het; d het 'n volstrekte meerderheid en is gekies. 'n Dubbeltal word gevorm uit tweemaal soveel as wat nog vereis word, dus uit a, b, c; en e of *f* — tussen wie daar eers geloot [158]) moet word aangesien hulle albei in aanmerking kom. As by die stemming a 58, b & c elk 50 stemme kry moet weer tussen b & c geloot word om die derde persoon naas *d* en *a*, wat reeds verkies is, te kry.[159])

Veronderstel dat geeneen by die 1e stemming 'n volstrekte meerderheid behaal het nie, dan moet 'n herstemming plaasvind uit die *ses* name op die groslys wat die hoogste getal stemme op hulle verenig het, ens.

vii. As secundi gekies moet word, geskied dit op dieselfde wyse, gewoonlik uit die groslys wat reeds by die verkiesing van primarii lede gebruik is.

---

[155]) Transvaal: „soveel name as hy verlang"; O.V.S. „een tot drie name".
[156]) D.i. een meer as die helfte van die getal wettig uitgebragte stemme.
[157]) In die O.V.S. en Natal en Transvaal word in hierdie geval nie geloot nie, maar 'n *herstemming* tussen die persone gehou.
[158]) In Transvaal, O.V.S. en Natal moet gestem word.
[159]) Nou word nie meer gestem nie.

b. Die beroeping van predikante of sendelinge.[160])

In die geval van O.V.S. en Natal is die prosedure soos hierbo beskrywe. In Transvaal dieselfde met die volgende wysiging: Ingeval 'n herstemming nodig is, soos onder (iv) hierbo, geskied dit uit die name wat by die eerste stemming meer as een stem verkry het. As niemand na hierdie stemming 'n volstrekte meerderheid het nie, word 'n dubbeltal gevorm op die wyse soos hierbo beskryf.

In die Kaap geld die bepaling dat, indien daar na die eerste stemming 'n herstemming gehou moet word, dit geskied, uit die name wat die hoogste getal stemme verkry het en saam die volstrekte meerderheid vorm.[161])

c. Die Verkiesing van Kerkraadslede.[162])

Die prosedure is dieselfde as die wat hierbo onder (a) beskryf is. Die enigste afwyking daarvan bestaan hierin dat in die Kaapse kerk afsonderlik vir elke ouderling en diaken gestem moet word, m.a.w. as ses ouderlinge gekies moet word, mag dit nie gelyktydig geskied nie maar deur ses afsonderlike stemminge. As 'n gelyke getal stemme op twee of meer name verenig is op so'n wyse dat daardeur meer name verkry word as vereis word vir die tweetal, dan word deur herstemming en nie deur die lot, soos onder (a) hierbo nie, die benodigde getal gevind.

d. Lede van tydelike kommissies word gewoonlik deur die voorsitter benoem. As die benoeming nie die goedkeuring van die vergadering wegdra nie, word hulle op die gewone wyse gekies.

Lede van permanente kommissies word deur die vergadering gekies, tensy anders bepaal.[163]) Die Kaapse Wet[164]) bepaal: „Permanente kommissies, word by elke Sinodale vergadering as volg saamgestel en hulle bly dan in funksie tot die volgende vergadering: Gedurende die eerste week van die Sinodale sittings word deur die Moderatuur 'n kieskollege benoem wat bestaan uit die voorsitters van die bestaande permanente kommissies, met nog een lid uit iedere Ring, wat opdrag kry om die permanente kommissies saam te stel en om dan aan die einde van die sitting hierdie kommissies ter goed- of afkeuring aan die vergadernig voor te lê. . . .

By Ringsvergaderinge geskied die voordrag deur een lid van

[160]) K. Reglement van Orde (10); T. Regl. IV (29); O. art. 86 (28); N. Regl. I (31).
[161]) Kaap, Reglement van Orde (9) (c). So ook in die O.V.S. art. 87 (28)e.
[162]) Kaap. ibid. (11); T. Regl. IV (28); O. art. 86 (28); N. Regl. I (31).
[163]) Kaap Regl. v. Orde (13)a; T. Regl. IV (21); O. art. 86 (29); N. Regl. I (32).
[164]) Kaap, ibid., 13 (b).



die vergadering vir elke sodanige kommissie, vooraf deur die Voorsitter benoem." [165])

Tydelike kommissies tree af sodra die saak waarvoor hulle aangestel is in die vergadering afgehandel is, terwyl die permanente kommissies van hoër vergaderinge van vergadering tot vergadering fungeer. Die permanente kommissies van die Kerkraad word aangestel vir vasgestelde tydperke wat deur die raad self bepaal word.[166])

## § 3. DIE WERKSAAMHEDE VAN DIE KERKRAAD.

Die pligte van die Kerkraad word opgesom in Art. 39 van die Kaapse kerkwet.[167]) Ons onderskei hier:

A. Algemene geestelike versorging van die gemeente.

Hiertoe behoort onder andere:

Reëling van die openbare godsdiensoefeninge en insonderheid van die Doop en Nagmaal, [168]) toesig hou oor die onderwys in die gemeente en behartiging van die Sendingwerk binne en buite die land; en die hou van maandelikse bidstonde vir die uitbreiding van Gods koninkryk; [169])

toesig oor die belydenis en die wandel van die lede van die gemeente en handhawing van die kerklike orde en tug; [170])

bevordering van alles wat die sedelike en godsdienstige lewe van die gemeente kan verhoog. Die verspreiding van die Bybel en van nuttige lektuur by wyse van kolportasie as andersins; [171])

reëling en bevordering van die kerklike inseëning van die huwelik; [172]

sorg vir armes, weduwees en wese; [173])

sorg vir behoorlike waarneming van die vasgestelde dank- en biddae sowel as ander kerklike feesdae.[174])

B. Pligte i.v.m. die algemene administrasie van die gemeente en sy belange.

Hiertoe behoort onder andere:

[165]) O.V.S. art. 86 (30) ongeveer dieselfde inhoud. In Tvl. word die permanente en tydelike kommissies van die Sinode deur die Moderatuur voorgedra en deur die vergadering goed- of afgekeur.
[166]) Sien artikels hierbo aangehaal.
[167]) C.f. T. art. 37; O. art. 91; N. art. 24.
[168]) K. art. 39 (1).
[169]) Ibid. (2).
[170]) Ibid. (3). Sien verder aan hoofstuk VIII.
[171]) Ibid. (4).
[172]) Ibid. (7). Dit het betrekking op die geestelike aspek daarvan. Die wetlike word deur burgerlike wetgewing gereël.
[173]) Ibid. (11).
[174]) Ibid. (12).

aanlê en in orde hou van behoorlike registers van gedooptes, van lidmate en van huwelike; [175])

sorg vir toereikende besoldiging en 'n behoorlike woning vir die predikant; [176])

bestuur van al die eiendomme en fondse van die gemeente; [177])

sorg vir die insameling van alle kollektes deur die kerkwet voorgeskrywe en verantwoording doen daarvan aan kerkkantoor; [178])

opstelling van verslae wat voor die gemeente gelê en aan die Ring gestuur moet word.[179])

C. Reëlings i.v.m. die toetrede en uittrede van gemeentelede

Hieronder val:

reëlings i.v.m. die toetrede van kinders as dooplede van die gemeente;

reëlings i.v.m. die afneem van belydenis van geloof en die bevestiging van nuwe lidmate in die gemeente; en

reëlings i.v.m. die indiening en uitreiking van attestate en of lidmaatsertifikate van lidmate.

Hierdie afdeling C eis uitvoeriger bespreking.

I. *Toetreding van persone as Dooplede van die gemeente.*

A. Die Doop en die Genadeverbond.[180])

Dit val nie binne die bestek van hierdie werk om 'n ontleding te gee van die dogmatiese grondslag en geestelike aard van die Doop as Sakrament nie. Ons het hier alleen te doen met die praktiese reëls wat 'n kerkraad in ag moet neem in die uitvoering van sy pligte i.v.m. die bediening van die doop.

Om 'n praktiese basis te kry waarop algemene reëls opgebou kan word, moet die volgende i.v.m. die wese van die doop self in aanmerking geneem word.

Die doop is die teken en seël van die verbond van die genade; dit is die sakrament waardeur die kind offisieel en publiek ingelyf word in die sigbare liggaam van Christus op aarde. Dit is die uiterlike teken waardeur die ontvanger se aanhorigheid aan Christus verseël en bevestig word. Die doop in sigself deel niks mee nie, dit bevestig net 'n feit wat as vasstaande aangeneem

---

[175]) K. art. 39 (8).
[176]) Ibid. (9).
[177]) Ibid. Hierdie saak word uitvoerig behandel in Hoofstuk IX.
[178]) Art. 39 (14).
[179]) K. art. 40—42; T. art. 39, 50—53; O. art. 95; N. art. 46.
[180]) C.f. Rapport voor Raad van die kerke in 1941 (Handelinge van die 17e Vergadering, bl. 67—72).



word nl. dat die ontvanger van die teken reeds onder die genadeverbond van Christus ingesluit is, en dus reeds deel is van die onsigbare liggaam, van Christus. Die kind ontvang by die doop die uiterlike teken en daardeur word die *ouers* versterk in die geloof dat hulle kind tot die genadeverbond van God in Christus behoort. Bouwman [181]) verklaar: „Eenstemmig leerden de gereformeerden met Calvyn, dat de rechtsgrond voor de kinderdoop was het verbond van de genade." M.a.w. die genadeverbond van God met die mens sluit in die ouers met hulle kinders. En waar die kinders onder die Ou Verbond die besnydenis as bondsteken ontvang het, ontvang hulle onder die Nuwe Verbond die teken van die Doop. Bouwman verklaar hierdie verandering as volg: „Door den dood van Christus heen is de schuld en de onreinheid der zonde weggenomen en heeft de besnijdenis hare beteekenis verloren. De besnijdenis toch diende aan die onreinheid onzer menschelijke natuur en wees heen naar de verzoening van Christus; de doop evenwel wijst terug op Christus' volbracht werk, en verzekert, dat door Christus' dood de schuld en de onreinheid der zonde is weggenomen, en dat de Christen geheel innerlijk gereinigd is van de zonde." [182])

*'n Kind kom nie eers deur die doop in of onder die genadeverbond nie, maar omdat hy reeds onder die genadeverbond is het hy ook reg om die uiterlike teken en seël te ontvang.* Kerkregtelik sal die vraag of 'n kind mag gedoop word of nie, altyd beslis moet word na aanleiding van die antwoord wat gegee word op die vraag: „Kan ons met redelike sekerheid aanneem dat hierdie kind onder die genadeverbond val? As die antwoord bevestigend is, mag die kind gedoop word, as die antwoord ontkennend is, moet die doop uitgestel word totdat die kind op latere leeftyd eers belydenis van geloof afgelê het.

B. Die Dopeling.

Art. 51 bepaal „Ouers wat die doop vir hulle kinders begeer, moet hulle by die predikant van die gemeente, op 'n tyd daartoe deur die Kerkraad bepaal, aanmeld. Waar dit doenlik is, vergesel 'n ouderling die predikant"; [183]) en

Art. 55 „Wanneer 'n predikant, by die aanbieding van 'n kind vir die doop, beswaar mag hê om dit in sodanige geval toe te dien, moet hy dit aan die applikant meedeel en so spoedig

---

[181]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 238; c.f. ook bl. 233 e.v.
[182]) C.f. Doopsformulier en Gen. XVII, „En Ek sal my verbond oprig tussen My en jou en jou nageslag na jou in hulle geslagte, tot 'n ewige verbond, om vir jou 'n God te wees en vir jou nageslag na jou". Sien H. Bouwman, a.w., bl. 238.
[183]) T. art. 222; O. art. 164; N. art. 168.

moontlik die gevoele van die Kerkraad daaromtrent verneem en daarna handel." [184])

In hierdie verband ontstaan verskillende probleme. Wanneer kan 'n kind gereken word as behorende tot die genadeverbond?

In die eerste jare na die Hervorming het Gereformeerdes hulle nie net beperk tot die kinders van „naastgeloovige ouders" maar het teruggegaan tot die grootouers, waar hulle as gelowiges bekend gestaan het. Hulle was ruim met die doopsbediening uit vrees dat die kinders anders by die Roomse kerk gedoop sou word.[185]) Sommige wou selfs al die kinders van 'n Christelike Volk doop solank as die doopvader maar die belofte van 'n Christelike opvoeding aflê.[186]) Calvyn self het hierdie ruim opvatting as volg in 'n brief aan Knox gehuldig: „omdat by het rechte gebruiken van den doop het gesag Gods moet gelden en Zyne instellingen moeten beslissen, wat recht is, moet men in de eerste plaats vragen, wie God met Zyne stem tot den doop roept. Nu omvat de belofte niet alleen het zaad van elk der geloovigen in het eerste geslacht, maar zij wordt ook uitgestrekt over duizend geslachten. Waardoor het ook geschied is, dat de onderbreking der vroomheid, die onder het Pousdom is ingesloopen, de kracht en de uitwerking van den doop niet heeft weggenomen. Want men moet niet op den oorsprong letten, het wezen en de natuur van den doop moet uit de belofte worden afgeleidt." [187]) Calvyn verklaar verder: „Overal waar de belydenis van het Christendom niet geheel en al uitgebluscht was, worden de kinderen van hun wettig recht beroofd, als zij van het gemeenschappelijk teeken worden geweerd." [188]) Calvyn stel egter die duidelike voorwaarde dat die kind tot die gemeente behoort en daar genoegsame waarborg vir 'n Christelike opvoeding moet bestaan.[189])

Die algemene reël moet dus enger gestel word: *Die kerk doop alleen kinders, van bekende gelowige ouers*. Wanneer ons tot die praktiese toepassing van die reël kom, lewer dit allerlei moeilikhede op, bv. onder andere die volgende:

1. Mag die kinders van ouers wat gedoop is maar nie aangeneem is, gedoop word?

Die Kaapse en Transvaalse wet [190]) praat net van „Ouers", maar uit die verband blyk tog dat bedoel word: ouers *wat ook lidmate is*. Die O.V.S.[191]) bepaal uitdruklik „Doopouers moet toe-

---

[184]) T. art. 223; O. art. 159; N. art. 169.
[185]) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 266.
[186]) Ibid.
[187]) Soos aangehaal deur H. Bouwman, a.w., II, bl. 267.
[188]) Ibid.
[189]) Ibid.
[190]) K. art. 51; T. art. 225.
[191]) Art. 162.



sien dat hulle sertifikate van lidmaatskap by die Kerkraad ingedien is, anders mag die Doop nie aan hulle kinders bedien word nie."

Die Gereformeerde kerkbegrip is daarop bereken om die sigbare kerk na die Onsigbare te oriënteer. Ons probeer vashou aan die objektiewe lyn van die genadeverbond. 'n Gedoopte persoon geld vir 'n gelowige volgens die reël van die verbond. 'n Gedoopte ouer, alhoewel hy of sy nog nie aangeneem is nie, geld daarom volgens hierdie beginsel as 'n gelowige en mag die doop vir sy kind begeer. Maar as die ouer 'n ware gelowige is sal die ouer ook dit deur openbare belydenis bevestig. Dit moet geskied voordat die kind kan gedoop word. In teorie mag ons bereid wees om te glo dat die ouer wat nog nie aangeneem is nie 'n gelowige is, maar die enigste wyse waarop ouers dit prakties kan toon is om hulle aan te meld vir aanneming. 'n Gedoopte wat die volwasse leeftyd bereik het en nie belydenis doen nie, mag nie ongemoeid gelaat word nie. „Hij moet zich buigen onder Gods Woord, zijn doop aanvaarden of tenslotte buiten het erfdeel des Heeren geplaatst worden. Wanneer iemand weigert belydenis des geloofs te doen, dan spreekt hij daarmede uit, dat hij den Heere niet wil dienen, en wanneer hij volhardt in het kwaad, moet hij van de gemeente worden afgesneden." [192])

Die kind van sulke ouers, verklaar Bouwman, „kan niet gedoopt worden, totdat de ouders tot berouw komen, of het kind bij het opgroeien zelf tot geloof en bekeering komt." [193])

Soms is die rede waarom iemand nie tot belydenis van geloof kom, nie uit ongeloof nie, maar weens 'n gebrekkige insig in die Heilswaarhede. Dit spreek vanself dat 'n kerkraad in so'n geval baie simpatiek tewerk moet gaan, om sulke ouers te bearbei en te wen vir die kerk.

Waar ouers wat nog nie aangeneem is, nie hulle kind kan doop nie, kan so'n kind wel gedoop word indien bevoegde getuies gevind kan word wat ongesensureerde lidmate is van 'n erkende protestantse kerk en wat 'n behoorlike waarborg aan die kerkraad kan gee dat die kind opgevoed sal word volgens die eise van die Verbond.[194])

In so'n geval tree die getuies in die plek van die ouers. Die getuies verskyn en bied die kind vir doop aan. Prinsipieel kan daar m.i. geen beswaar teen wees om die ouers ook te laat verskyn saam met die getuies en om hulle ook saam te laat antwoord op die doopvrae. Dit sal nog groter sekerheid gee dat erns gemaak

---

[192]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 271.
[193]) Ibid.
[194]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 274; K. art. 52; T. art. 229; O. art. 165 en N. art. 172—174.

sal word met die geestelike opvoeding van die kind. So oordeel Bouwman ook.[195])

2. Mag die kinders van lidmate, wat onder sensuur staan, gedoop word?

Hierteen kan geen beswaar bestaan nie, want die ouers is nog *lidmate* van die gemeente. Hulle mag net nie self die kind laat doop nie. As albei die ouers gesensureer is, moet die kind deur bevoegde getuies ten doop gehou word. As net een van die ouers gesensureer is, mag die ander een die kind kom doop. Of die doop kan uitgestel word totdat die sensuur weer opgehef is.[196])

3. Mag die kinders van geëkskommuniseerdes gedoop word?

Hieroor bestaan heelwat verskil van gevoele onder Gereformeerdes.

Die Sinode van die Skotse kerke het in 1560 besluit [197]) dat sulke kinders nie gedoop mag word nie, voordat die ouers berou betoon, of voordat die kinders volwasse is en self daarom versoek nie. Beza beweer dat die kinders van geëkskommuniseerdes wat ten spyte van die ekskommunikasie nog in die kerk wil bly gedoop mag word, maar nie die van hulle wat die waarheid openlik bestry nie.[198])

Calvyn [199]) verklaar beslis dat sulke kinders nie gedoop mag word nie. Voetius [200]) verklaar dat indien die ekskommunikasie plaasgevind het as gevolg van 'n sedelike oortreding, 'n kind wat, voordat die ekskommunikasie plaasgevind het, gebore is wel gedoop mag word deur die grootvader op versoek van een van die ouers. As die ekskommunikasie plaasgevind het as gevolg van 'n afval van die geloof, mag die kinders nie gedoop word solank as wat die ouers in onboetvaardigheid volhard nie.

So ook moet, volgens W. van Brakel [201]) van die doop uitgesluit word „kinderen van beide de ouders, geëxcommuniceerden na de excommunicatien geteeld dewijl die voor Heidenen moeten gehouden worden."

Aan die ander kant is daar ook skrywers wat beweer dat sulke kinders wel gedoop moet word omdat hulle nog kinders van die verbond bly.

J. a Marck [202]) beskou nog as kinders van bondgenote „die geteelt zijn van Ouders, die of onder swaare kerkelijke Tucht liggen, of aan scheuringe schuldich zijn, of ook tot ketterijen vervallen; indien naamelijk die selve ouders sulks ernstich versoeken, en aan de gestelde schikkinge der kerke voldoen." [203])

---

195) A.w., II, bl. 275; c.f. ook K. Hoofs. VII, bl. 160.
196) C.f. Bouwman, a.w., II, bl. 278, en v. Brakel, I, bl. 977.
197) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 276.
198) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 276.
199) Sien H. Bouwman, a.w., II, bl. 276.
200) P. E., I, 666.
201) *Redelijke Godsdienst*, I, bl. 977, XXIII (c).
202) *Het Merck der Christelijke Godts-Geleertheid, Amsterdam* A.MDCCV, hoofstuk XXX.



B. de Moor [204]) is van dieselfde oordeel en haal Maresius [205]) aan om sy standpunt te steun. Maresius verklaar dat dergelike kinders gedoop moet word omdat die ouers nog nie die Christennaam afgesweer het nie, en omdat die kinders nie vir die ongeregtigheid van die ouers gestraf kan word nie.

Ons besluit dat (i) As die ouers buite die kerklike gemeenskap gestel is, die kinders gebore na die ekskommunikasie ook moet beskou word as staande buite die verbond, solank as wat die ouers in hulle kwaad volhard. (ii) As een van die ouers nog getrou gebly het, mag dié ouer met die bystand van 'n bevoegde getuie(s) die kind laat doop. (iii) As daar by albei die ouers, ten spyte van die feit dat hulle geëkskommuniseer is, 'n begeerte bestaan om die kind te laat doop, mag dit net soos in die geval van gesensureerdes, gedoen word deur bevoegde doopgetuies.

4. Mag onegte kinders gedoop word?

Art. 226 van die Transvaalse wet lui: „Omtrent die doop van 'n onegte kind wat gebore is uit die Christelike gemeenskap word bepaal dat:

a. Wanneer die ouers vir onbepaalde tyd onder sensuur staan, of

b. Wanneer die ouers wettiglik afstand gedoen het van alle aanspraak op die kind, of

c. Wanneer die ouers, een of albei, bekend is maar nie lede van die kerk nie, sodanige doopsbediening alleen onder behoorlike doopgetuies wat as doopouers optree, mag geskied." [206])

Die eenparige getuienis van die Gereformeerde teoloë op hierdie punt is ten gunste van die reël soos in hierdie wetsartikel vervat. Daar moet net bygevoeg word, dat waar die ouers *bekend* is, 'n bewys van berou en boetvaardigheid geëis moet word.[207])

5. Mag 'n *volwassene* wat 'n idioot, 'n kranksinnige of 'n wanskapige is, gedoop word?

i. Idioot. Voetius [208]) antwoord bevestigend, mits hy uit bonds-

---

203) J. à Marck, a.w., hoofst. XXX Par XIX, 7.
204) B. de Moor: *Commentarius perpetuus in Johannes Marckii Compendium MDCCLX*, VIII, Tom V, bl. 500, § XIX.
205) Maresius: *Syst. Theol.* loc. xviii par. 52 soos geciteer deur B. de Moor, a.w., bl. 507. „Foederatorum autem nomen hic quam generalissimé debet intelligi, sic ut Pontificiorum aut aliorum Haereticorum, nomen Christianum adhuc retinentium, liberi non arceantur à Baptisma in Ecclesiâ orthodoxâ si parentis id petierint, aut qui eos offerunt baptizandos, quod est tamen ordinis merè Ecclesiastici, de illorum institutione ubi adoleverint, caveant."
206) C.f. O. art. 167.
207) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 279.
208) P.E., I, 655—656.

ouers is, nie in sy jeug gedoop is nie en hy geen begrip kan vorm van goddelike en menslike dinge nie en as dit met stigting kan plaasvind.

Rutgers onderskryf hierdie standpunt van Voetius. As so'n persoon nog enige verstand het, moet aan hom op heel eenvoudige wyse die heilswaarhede verduidelik word sodat hy belydenis van geloof kan aflê, al sou hy net *ja* of *nee* kan antwoord. Maar as hy in so'n toestand verkeer dat hy nooit die Heilige Avondmaal sal kan bywoon nie of hom onstigtelik mag gedra by die doop, moet hy nie tot die doop toegelaat word nie en die ouers moet daarin berus. Want „niet het gemis van den doop kan een kind schaden (gelijk de Roomsche opvatting is), maar alleenlijk de minachting van den Doop, waarvan hier geen sprake is." [209])

ii. 'n Wanskapige kind mag gedoop word as dit nog die wese van 'n mens dra, maar nie as die misvorming so groot is, dat dit nie meer as 'n menslike wese beskou kan word nie.[210])

iii. Volwasse kranksinniges, wat nie as kind gedoop is nie, kan, indien hulle *lucida intervalla* het en hulle kan in daardie tye as normale mense deelneem aan die erediens, toegelaat word tot die belydenis, doop en avondmaal.[211])

6. Mag volwassenes sonder hulle toestemming en kinders sonder die toestemming van hulle ouers of voogde gedoop word?

Die antwoord is: *nee*. Die Gereformeerdes se standpunt is dat 'n kind nie gedoop mag word nie sonder die toestemming van sy ouers of voogde, onder wie se sorg hy tot by sy meerderjarigwording staan. 'n Meerderjarige ongedoopte moet sy eie toestemming gee en kan gedoop word sonder die toestemming van sy ouers. Dit sal bv. gebeur in die geval van 'n kind wie se ouers uit ons kerk gegaan het.[212])

7. Mag kinders van heidense of ongelowige ouers, wat deur gelowige ouers aangeneem word, gedoop word?

Ons uitgangspunt is dat alleen kinders van die verbond, kinders van gelowige ouers of desnoods *voorouers*, gedoop mag word.

Voor die Dortsche Sinode 1618/19 het die vraag gedien of heidenkinders in Oos-Indië gedoop mag word, as hulle by Christelike families woon en „teneenmale overgegaan zyn in de familie der Christenen, ende die een Christen hebben, die belovet, deselinge in die Christelycke religie op te voeden.[213]) Die antwoord

[209]) Rutgers, *Kerkelijke Adviezen*, II, bl. 86—88.

[210]) C.f. Bouwman, a.w., II, bl. 282, Voetius, P. E., I, bl. 646 en à Marck, a.w., hoofs. XXX, § XIX, 5.

[211]) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 282—283.

[212]) C.f. Bouwman, a.w., II, bl. 284 en Voet., P.E., I, 656. XII. Die Roomse kan 'n kind doop teen die wil van sy ouers omdat hulle die doop noodsaaklik ag v'r die kind se saligheid.

[213]) F. L. Rutgers: *Het kerkverband*, bl. 190.



van die Sinode was i) Ja, indien die kinders reeds so'n leeftyd bereik het dat hulle onderwys kon ontvang. Hulle moes dan eers onderwys word, belydenis van geloof aflê, self die doop begeer en dan nog doopgetuies hê, wat hulle verder in die Christelike godsdiens kon onderwys. In so'n geval mag hulle teen die wil van hulle heidense ouers gedoop word. ii) Nee, in die geval van suigelinge. Dit moet uitgestel word, sodat hulle eers onderrig kan word.[214])

Die minderheid op die Sinode, sowel as baie teoloë van naam,[215]) was van oordeel dat sulke kinders wel gedoop moet word wanneer hulle wettiglik deur Christenouers aangeneem is. In dieselfde gees het die Sinode van die Christelike Gereformeerde Kerk in Noord-Amerika, in 1930, besluit „dat vondelingen en andere kinderen, van wier afkomst men niets weet of van wie men weet, dat zij niet geboren zijn uit geloovige ouders, maar die aangenomen zijn door Christenen, wel mogen gedoopt worden, als er waarborg is voor een Christelijke opvoeding. De Synode was van oordeel, dat niet alleen kinderen der geloovigen tot het zaad des verbonds moeten worden gerekend, maar ook kinderen van ongeloovigen, die door christelijke ouders als hunne kinderen aangenomen zijn.[216])

Die voorstanders van hierdie standpunt beroep hulle hoofsaaklik op die teks in Genesis 17 vs. 12 en 13 waar Abraham opdrag kry om te besny: „die wat in jou huis gebore is, en die wat van enige vreemdeling met geld gekoop is, wat nie van jou geslag is nie — die wat in jou huis gebore en wat met jou geld gekoop is moet jy sekerlik besny." Hier sou dan sprake wees van persone wat nie Abraham se vleeslike nakomelinge was nie en wat tog vanweë die feit dat hulle lede van sy huis was, besny is. Die juiste interpretasie van hierdie tekste is 'n eksegetiese vraag en kan nie hier verder behandel word nie, maar ons mag net in die verbygaan daarop wys dat Voetius [217]) reeds aangetoon het dat daar geen bewys voor bestaan dat Heiden*kinders* in Abraham se huis besny is nie,[218]) dat selfs indien sulke kinders besny is, hulle nie as *heidenkinders* of kinders van ongelowiges beskou kon word nie, aangesien die Bybelse geskiedenis ons die indruk gee dat Abraham *sowel as al sy huisgenote gelowiges was.* Al was daar in Abraham se huis persone wat nie sy vleeslike nakomelinge was nie, was hulle as volwasse gelowiges geregtig om besny te word en op

[214]) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 286; Acta, Sinode v. Dort, bl. 46, en H. H. Kuyper, *Post-Acta*, bl. 417—418.

[215]) à Marck, a.w., hoofs. XXX li; B. de Moor, a.w., LXXX, § XIX.

[216]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 287.

[217]) C.f. P. E., I, 657—660.

[218]) Altans nie voordat hulle vaders eers besny is nie.

grond van hulle geloof kon ook hulle kinders die besnydenis ontvang.[219])

Netso min vind ons in die Nuwe Testament enige grond vir die regverdiging van die doop van aangenome kinders uit heiden- of ongelowige ouers. Ons vereenselwig ons ten volle met Bouwman [220]) as hy verklaar: „Nergens wordt in de H. Schrift naast de regel dat kinderen van gelowige ouders moeten worden gedoopt, een tweede of uitzonderings regel gesteld, dat kinderen, uit niet geloovige ouders geboren, door het opnemen in het gezin van een geloovige, deelgenoot worden van het verbond." [221])

8. Mag vondelinge gedoop word?

Hierdie vraag is nou verwant aan die vorige maar daar bestaan tog 'n groot verskil en daarom moet dit afsonderlik behandel word.

Omdat niks bekend is omtrent die ouers nie, weet ons nie of die ouers gelowiges aldan nie was nie.

Voetius [222]) verklaar dat sulke kinders in die oud Christelike kerk gedoop is; en die kerk het later algemeen hierdie gewoonte gevolg. Dit gaan hier om die vraag of ons met enige mate van sekerheid kan aanneem dat hierdie kinders bondskinders is. Voetius self is van oordeel dat hulle gedoop moet word, „si reperiantur in terris infidelium, non video cur praesumendum sit, esse baptizatos. Sin in confinibus, aut in iis terris, ubi fidelis infidelibus permixti, non video, quae ratio libram in negantem potius quam affirmantem inclinare debeat. Sed in terris nonnisi à Christianismo habitatis, puto baptizandos esse: nisi scedula appositâ indicatum sit, eos esse baptizatos." [223]) Voetius behandel hier eintlik nie die vraag of sulke kinders bondskinders is nie, maar die vraag of ons kan aanneem dat hulle reeds gedoop is of nie. Hy verklaar dat, as kinders in lande van ongelowiges gevind word, ons kan aanneem dat hulle nog nie gedoop is nie, maar hy beweer *nie dat ons hulle om die rede moet doop nie*. Word sulke kinders in lande van gemengde bevolking gevind, bestaan daar geen rede om of die een of die ander aan te neem nie. Maar as sulke kinders gevind word in lande wat deurgaans deur Christene bewoon word,

---

[219]) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 287—290.

[220]) A.w., II, bl. 295.

[221]) C.f. ook Heid. Catechismus vraag 74; Ned. Gel. Belydenis art. 34 en Kerkorde van Dort. Art. 56.

[222]) P. E., I, 655 Q X, c.f. ook H. Bouwman, a.w., II, bl. 298.

[223]) P. E. I, bl. 655 „As hulle gevind word in lande van ongelowiges, kan ek nie insien, waarom veronderstel moet word, dat hulle gedoop is nie. Indien hulle hulle in aangrensende lande, of in lande waar gelowiges en ongelowiges deurmekaar woon, bevind, kan ek nie insien watter redes die weegskaal meer na die ontkennende as na die bevestigende kant moet laat oorhel nie. Maar as hulle hulle bevind in lande wat net deur Christene bewoon word, dink ek dat hulle gedoop moet word, tensy die bewys voorhande is dat hulle gedoop is."



dan, so verklaar Voetius, *moet hulle gedoop word tensy* daar duidelike bewys voor hande is dat hulle reeds gedoop is. As Voetius dus aangehaal word ter ondersteuning van die doop van vondelinge dan geld dit alleen van vondelinge in lande wat as Christelik kan deurgaan. Bouwman [224]) noem ook die name van à Marck, Amesius, Maresius, Essenius en à Brakel, almal teoloë van naam, wat die standpunt van Voetius steun. à Brakel [225]) stel dit duidelik dat „men niet doopen zal vondelingen in een land waar de kerk wel is, maar daarby vervuld met Joden, Turken, Heidenen, Socinianen en andere ketters, daar het zoowel kinderen van die als van bondelingen kunnen zijn."

Die probleem van die vondeling is deur die Raad van die Kerke op sy 17e vergadering behandel.[226]) Voor die Raad het gedien die advies van Prof. G. M. Pellisier en Prof. B. B. Keet.[227]) Eersgenoemde stel twee voorwaardes vir die bediening van die doop aan kinders:

„a. Is daar waarborg dat die opvoeding van die te worde gedoopte kind in die leer van die kerk behoorlik sal behartig word?

b. Behoort die kind tot die Verbond van die Genade?

Die verbond en sy weldade word beteken en beseël 'aan het kind dat door zijn geboorte uit geloovige ouders of althans uit een geloovigen vader of geloovige moeder, want ook indien slechts eën der ouders 'n geloovige is, zoo is het kind heilig (1 Kor. 7 : 14) of tenminste uit geloovige grootouders — want de lijn van het Verbond in een generatie verbroken door haar trouweloosheid, wordt vaak in een volgende door Gods trouw weer hersteld — een kind des Verbond is' (Geesink: Van 's Heeren Ordinantieën, deel 3 p. 197).

N.B. — onder 'gelowige' is te verstaan, op sy minste, 'n gedoopte lid van 'n Christelike kerk." Na hierdie uiteensetting kom Prof. Pellisier tot die gevolgtrekking „Dus: Waar die Verbondsbetrekking in geval van 'n kind nie kan vasgestel word nie, kan die doop nie bedien word nie.

„In plaas van die Verbondsbetrekking van die kind mag nie gestel word of die geloof van die Kerk nie, of die geloof van die pleegouer(s) of doopgetuie(s) nie, of die veronderstelling 'ons is 'n Christelike Volk en die onbekende ouers of grootouers sal wel, een van hulle tenminste dooplede of 'n dooplid gewees het.' "

Prof. Keet adviseer o.a. as volg: „In die geval van onegte en vondeling kinders is die vraag of sulke kinders as Verbondskinders kan beskou word. Hieroor bestaan daar verskil van opvat-

---

[224]) A.w., II, bl. 299.

[225]) à Brakel, a.w., I, bl. 977 (b).

[226]) C.f. Handelinge v. d. 17e Vergadering 1941, bl. 62—67 en bl. 113 & 114.

[227]) Bl. 113 & 114.

ting onder Gereformeerde skrywers. Persoonlik deel ek die opvatting van Voetius dat hulle wel as sodanig kan beskou word. Trouens in 'n Christelike omgewing werk die Genadeverbond nie net van ouers op kinders nie, maar (soos die skriftuurlike getuienis ons verseker) tot in verre nageslagte. Dit sou iets anders wees as so'n kind uit 'n heidense Volk kom, maar in ons land het die vraag nog nie opgekom of ons nog wel as 'n Christelike Volk bestempel kan word nie."

Die adviese stem in hoofsaak ooreen wat die uiteensetting van die algemene beginsels betref. Hulle verskil alleen wat betref die toepassing van die beginsel in Suid-Afrika. In die verlede is sulke kinders nog altyd deur ons kerk gedoop [228]) en Prof. Keet is van oordeel dat diè praktyk nog te regverdig is. Prof. Pellisier stel homself op 'n enger standpunt en ag blykbaar die tyd aangebreek waarin ons nie langer sonder meer, kan aanneem dat 'n vondeling 'n kind van die verbond sal wees nie. Die Raad van die Kerke het hom vereenselwig met laasgenoemde standpunt en as volg aanbeveel by die Sinodes: [229])

„Waar die ouers onbekend is of waar die ouers nie dooplede van 'n kerk is nie of waar in die laasgenoemde geval ook die grootouers nie dooplede van 'n kerk is nie, mag die Doop aan die kinders nie bedien word nie.

„Ook mag in die plaas van die verbondsbetrekking van die kind nie gestel word of die geloof van vrome pleegouers of doopgetuies nie of die veronderstelling: ons is 'n Christelike Volk en die onbekende ouers of voorouers sal wel, een van hulle tenminste, dooplid van 'n kerk gewees het."

Dit is ongetwyfeld die suiwerste stelling van die beginsel.[230]) Die advies is egter nie ten volle deur die Transvaalse Sinode aanvaar nie, maar die volgende: „Vondelingkinders sal alleen gedoop word waar die bewys gelewer is dat hulle uit die Christelike gemeenskap gebore is en waar daar redelike sekerheid bestaan dat die Doopgetuies die doopbeloftes sal nakom of waar deur wettige adopsie deur die gelowige ouers die Christelike opvoeding van die kind gewaarborg is." In hierdie artikel word dus albei standpunte erken.

Die ander gefedereerde Kerke het nog geen bepaalde wetgewing op hierdie punt nie.[231])

---

[228]) C.f. H. Pienaar: *Inrigting*, bl. 22 „ons het uitgegaan van die standpunt dat, alhoewel ons bevolking taamlik gemeng is, die oorgrote meerderheid van die blanke bevolking tog Christene is en die vondeling derhalwe ook uit Christenouers sal wees".

[229]) Handelinge, bl. 72.

[230]) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 299—300.

[231]) T. art. 227.



C. Doopgetuies.

In verskillende gevalle, hier bo behandel, word doopgetuies vereis. Die kwalifikasies om as doopgetuie te kan optree word in art. 52 gestel: „Behalwe die wettige ouers kan as doopouers staan alle persone wat tevens doopgetuies en *ongesensureerde* lidmate van die kerk of van een van die erkende Protestantse kerkgenootskappe is." Die Transvaalse wet [232]) bepaal nog verder: „Wanneer ouers doopgetuies opgee word dit verstaan dat hulle met die persone ooreengekom het dat dit die verpligting van die getuies is om toe te sien dat daar van die Christelike opleiding van die kind tot die lidmaatskap behoorlik werk gemaak word en dat by verwaarlosing die Kerkraad daaromtrent ingelig word."

Die verpligting om toe te sien dat die kind christelik opgevoed word, is 'n morele en nie 'n wettelike nie. Soos Bouwman [233]) tereg verklaar „de doopgetuigen kunnen uitteraard nimmer de plaats der ouders innemen. Zij bezitten volgens de burgerlike wet geen recht en geen macht over de kinderen. Alleen de ouders en voogden zijn volgens de wet bevoegd, voor de Opvoeding der kinderen te zorgen. Om die reden kunnen de doopgetuigen geen waarborg geven aan de Kerk voor een Gereformeerde opvoeding." [234])

---

[232]) Art. 167, c.f. O. art. 165; N. art. 172.

[233]) A.w., II, bl. 305—306.

[234]) Bouwman gee 'n interessante verhaal i.v.m. die ontstaan en ontwikkeling van die instelling van doopgetuies. Dit het tegelyk met die Christelike doop ontstaan. In die begin is 'n volwasse heiden wat die doop wou ontvang vergesel van 'n Christen wat hom aan die Biskop moes voorstel en getuig dat hy 'n eerbare persoon is en om goeie redes die doop begeer. By die kinderdoop, het die ouers self as getuies opgetree. Slawekinders is deur hulle heer, weeskinders deur derdes en vondelinge deur gewyde maagde na die doop gebring. Al spoedig het die gewoonte ontstaan dat 'n kind nie deur sy eie ouers maar deur getuies ten doop gehou is. Dit was 'n gevolg van die Roomse doopsbeskouing: die kind is van nature onrein en het geen aanspraak op die doop nie; die geloof van hulle ouers en van die hele gemeente kom hulle te hulp; die kerk moet verteenwoordig wees by die doop maar die ouers mag nie die kind doop nie, *omdat hulle die oorsaak is dat die kind in sonde ontvang en gebore is!* Ander persone tree op as doopgetuies en deur die doop word die kind die eiendom van die kerk en ontvang die wedergeboorte. Geleidelik ontaard die beginsel. Ouers probeer om soveel mense as moontlik van naam en stand te kry as doopgetuies. Later is bepaal dat daar net een getuie moet wees.

Die Gereformeerdes het weer die reg en die plig van die ouer herstel. „Calvyn stelde op den voorgrond, dat de doop de zaak der ouders is, die zelf bij den doop moeten optreden en voor de opvoeding hunner kinderen hebben te zorgen." (bl. 307.) Calvyn het bepaal dat die vader die kind moet kom doop. Getuies is alleen aanvullend; dit onthef nie die vader van sy verpligting nie. Getuies tree in die verpligtinge van die ouers alleen by ontstentenis van laasgenoemdes. As die ouers nog lewe, bestaan die getuie se verpligting daarin om die ouers te herinner aan hulle plig om die kind Christelik op te voed volgens die doopsbelofte.

Ons stel die volgende algemene bepalinge vir doopgetuies:

i. Dit is die ouers se plig om die kind ten doop te bring en christelik op te voed.[235])

ii. Hulle mag getuies opgee, indien hulle dit verkies, maar die getuies het kerkregtelik geen verpligting teenoor die kind nie. Hulle het hoogstens 'n morele reg van toesig en vermaning as die ouers hulle plig versuim.

iii. In gevalle waar die ouers kerkregtelik nie bevoeg is nie, neem getuies hulle plek in. Ook hier het getuies regtens geen seggingskap oor die kinders nie, tensy die getuies die kind ook adopteer en dan rus op die getuie 'n kerkregtelike verpligting om die ouer se taak oor te neem. In hierdie geval antwoord die doopgetuie op die vrae en is dus gebonde om uitvoering te gee aan sy beloftes.[236]) Die stel en beantwoording van die doopsvrae is 'n ooreenkoms tussen die kerk en die ouer (of doopgetuie). Die Kerk ontvang die kind in die gemeenskap van die gemeente as onmondige lidmaat. Die ouer (of doopgetuie) belowe om te sorg dat die kind só opgevoed word dat hy, wanneer hy die vereiste ouderdom bereik het, vrywillig sal toetree as volle of volwasse lidmaat van die gemeente deur die aflê van die belydenis van sy geloof.[237])

D. Tyd en Plek:

Art. 53 lui: „In die reël word die doop nie anders as by die openbare godsdiensoefenings toegedien nie. Wat die doop betref word die buitedienste as gewone dienste erken."

Die Transvaalse wet bepaal: „Die predikant word, tensy die Kerkraad anders mag besluit, vrygelaat, as hy daarvoor die noodsaaklikheid insien, om ook by 'n ander geleentheid te doop." [238])

Die predikant het die reg om in buitengewone gevalle die doop privaat te bedien. Maar dit is wenslik om so min as moontlik van hierdie reg gebruik te maak. Bouwman verklaar dat, alhoewel die kerkvaders geleer het dat die doop aan geen vaste dag gebonde is nie, die doop nogtans nie van die prediking geskei bedien mag word nie. Dit moet dus, volgens hom, geskied op Sondae tydens die diens, of desnoods in die week tydens 'n weekdiens. Van privaat doop aan huis weet hy niks. „De Gereformeerden zijn van oordeel,

[235]) C.f. art. 52 „Lidmate wat versuim of weier om hul kinders te laat doop, word tot drie maal toe voor die kerkraad geroep om hulle tot hul plig te vermaan, en in geval van halsstarige weiering om voor daardie bestuur te verskyn of om hulle kinders te laat doop, word sulke vaders of moeders gesensureer."

[236]) C.f. T. art. 229; O. art. 165; N. art. 172.

[237]) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 306—310. Voetius, P. E., I, 703—705.

[238]) Art. 222; c.f. O. art. 169; N. art. 166.



dat de plaats van de doop wel niet op zich zelve waarde geeft aan den doop, alsof doop krachteloos zou zijn, die niet in de vergadering der geloovigen is bediend, maar dat terwille van de orde ter voorkoming van misbruik, en tevens omdat de doopsbediening is een deel van den kerkedienst, het noodig is dat de doop in de vergadering der geloovigen publiek moet worden bediend." [239]) Die groot Nederlandse Sinodes het dieselfde standpunt ingeneem.[240]) „De huisdoop werd door de Gereformeerde kerken niet goedgekeurd." [241]) Die Sinode van Dort 1618/19 het die huisdoop goedgekeur in gevalle van groot nood; maar dan in teenwoordigheid van die kerkraad as verteenwoordigende die gemeente.[242]) Die standpunt word nog strenger gestel in geval van die sg. heimlike doop, d.i. waar die ouers skaam is om voor die kansel te verskyn. Hieroor het die Sinode geoordeel dat dit aan die diskressie van die Kerkraad moet oorgelaat word, maar dat dit alleen by wyse van baie hoë uitsondering sal kan geskied.[243])

Die doop moet só vroeg as moontlik in die kind se lewe toegedien word. Ons kerkwet [244]) bepaal dat geen kind bo sewe jaar gedoop mag word nie. Die Kaap voeg by „behalwe in heel besondere en dringende gevalle, waaroor die Kerkraad moet oordeel." Die Transvaal sowel as die O.V.S. is meer beslis en bepaal „hieromtrent sal geen uitsondering toegelaat word nie."

Bouwman gee as algemene reël dat gewag moet word totdat die moeder genoegsaam herstel is om by die doop teenwoordig te wees, alhoewel dit, volgens hom, nie absoluut noodsaaklik is dat die moeder by die doopsplegtigheid aanwesig is nie. „Die moeder behoeft niet bij den doop tegenwoordig te zijn, daar de doop een verbondshandeling is, waarbij de Vader het gezin vertegenwoordigt." [245]) In ons kerke is dit gebruiklik dat albei ouers verskyn indien enigsins moontlik.[246])

As 'n kind nie voor sy sewende jaar deur ouers of doopgetuies vir die doop aangebied word nie, moet so'n kind ongedoop bly totdat hy instaat is om belydenis van geloof te doen.[247])

Die Kerkraad moet toesien dat geen kind of volwassene wat tot 'n ander gemeente behoort, gedoop word behalwe met die

[239]) A.w., II, 357; c.f. Voetius, P. E., I, bl. 729.

[240]) Dordrecht 1578, art. 60; Dordrecht 1618/19, art. 56; Middelburg 1581, art. 39; Den Haag 1618/19, art. 56.

[241]) H. Bouwman, a.w., bl. 360.

[242]) H. Kuyper, *Post Acta*, bl. 167, 172—174.

[243]) Acta Sinode van Dort, p. 175, Sessie 175.

[244]) K. art. 52; T. art. 228; O.V.S. art. 168; N. art. 167.

[245]) A.w., II, bl. 355.

[246]) C.f. T. art. 222.

[247]) K. art. 52; T. art. 229; O. art. 168; N. art. 167.

skriftelike verlof van die leraar, of in sy afwesigheid, van 'n ouderling, van die ander gemeente nie.[248])

Dit staan die predikant egter vry om die doop aan die kinders van lidmate uit ander protestantse kerkgenootskappe te bedien, indien daar geen gegronde besware teen hul gedrag ingebring word nie en hulle op die vrae in die doopsformulier bevestigend antwoord. Die kerk van Transvaal en O.V.S. vereis dat hulle ook voorsien sal wees van die nodige verlof daartoe.[249])

Indien 'n kind in 'n ander kerk gedoop is word so'n doop deur ons kerk erken, indien

i. die wese van die doop behoue gebly het, d.w.s. die doop moet bedien word in die Naam van die Vader, Seun en Heilige Gees.

ii. Dit moet volgens vaste orde geskied deur 'n persoon wat deur sy kerkgenootskap afgesonder is tot die bediening van die Woord en die Sakramente.

iii. Dit moet 'n erkende kerkgenootskap wees.[250])

Die Raad v.d. Kerke gee die volgende omskrywing van 'n erkende genootskap: [251])

1. In die algemeen is 'n erkende genootskap een wat

a. die Woord suiwer verkondig en die Sakramente reg bedien na die instelling van Christus (Kort Begrip, Vraag 41);

b. wat onderling die enigheid en ware geloof erken (Vraag 54 Heidelbergse Katechismus).

2. In die praktyk is 'n Erkende Genootskap een:

a. Wat in die geskiedenis bewys van stabiliteit gelewer het;

b. Wat 'n gedrukte belydenis besit, waarin die hoofwaarhede van die Christendom vervat is, en wat verder ook vaste wette en bepalings besit;

c. Waarvan die geordende leraar 'n behoorlike opleiding gehad het."

Hierdie omskrywing is deur die Transvaalse Kerk aanvaar.[252])

Dit stem ten volle ooreen met die algemene Gereformeerde opvatting op hierdie punt. Dit kom ooreen met die opsomming wat Bouwman gee nadat hy al die Gereformeerde teoloë se opinie nagegaan het.

„De geldigheid des doops hangt bij de Gereformeerden af van de vervulling dezer drie eischen:

1. dat de doop moet bediend zijn naar de instelling van Christus, d.w.z. met water en met aanroeping van den Naam des Drieeenigen Gods;

2. dat de doop moet bediend zijn in een kerk, die de belijdenis der Drieënheid vasthoudt en dus niet opgehouden heeft kerk te zijn;

3. dat de doop moet bediend zijn door een persoon, die in dien Kring, waarin hij optreedt, als ambtsdrager wordt erkend of althans kerkelijke macht tot doopen ontving." [253])

---

[248]) C.f. K. art. 54; T. art. 224; O. art. 166.

[249]) C.f. K. art. 51; T. art. 221; O. art. 163; N. art. 197.

[250]) C.f. O. art. 161.

[251]) Handelinge v. d. Raad v. d. Kerke, 20e Vergadering, bl. 51.

[252]) Besluite Register T. bl. 191—4; c.f. ook T. art. 3, 5.



## II. *Die aineem van belydenis en die bevestiging van nuwe lidmate.*

„Die aanneming van lidmate geskied vanwee die Kerkraad deur die pastor loci, die konsulent of 'n ander diensdoende predikant van die Ring deur hom gevra en een of meer ouderlinge." [254])

Die aanneming sluit in: 'n tydperk van voorbereiding (katkisasie), die ondersoek [255]) namens die kerkraad na die kandidate se bekwaamheid, en die openbare belydenis (bevestiging of voorstelling) voor die gemeente.[256])

Die drie trappe vorm 'n aaneengeslote geheel. Die hoofsaak is die openbare belydenis voor die gemeente, waardeur die belyer die volle status van 'n lidmaat ontvang en die reg verkry om deel te neem aan die nagmaalsviering. „De Gereformeerden waren in navolging van Calvyn van oordeel, dat de geloofsbelijdenis den toegang opende tot de tafel des Heeren." [257])

'n Tydperk van onderrig is noodsaaklik sodat die belyer ten volle bewus is van die leer van sy kerk waarby hy homself aansluit. „De belijdenis des geloofs is in den diepsten grond een beamen van de leer. Dit wil niet zeggen, dat de belijdenis alleen is een belijden van de leer der kerk, in dien zin dat de belijder alleen verklaart, dat hij instemt met hetgeen door de kerk geleerd wordt, zonder dat hij met zijn hart gelooft wat God in Zijn Woord gopenbaard heeft, en dat hij Christus als zijn Zaligmaker wenscht te dienen en te vreezen. Dit zou zijn een uitwendig buigen voor het Dogma in Roomschen trant, ook al verstaat men de waarheid niet uit innerlijke overtuiging." [258])

---

[253]) A.w., II, bl. 337. Sien ook Voetius, P.E., I, bl. 635, Q III; W. à Brakel, *Redelijke Godsdienst*, I, bl. 969; F. Turretino, T. III, Q XXIX; à Marck, *Het Merck der Christene Got-Geleertheid*, bl. 815, par. XIV; de Moor, *Commentarius*, V., bl. 506.

[254]) K. art. 57; T. art. 235; O. art. 171; N. art. 181.

[255]) K. art. 59; T. art. 231—224; O. art. 172; N. art. 182.

[256]) K. art. 61; T. art. 236; O. art. 173; N. art. 184. C.f. Acta (Kaap) XXIV, bl. 18; Pienaar, *Vrae en Antwoorde*, Kerkbode XXXVII, bl. 1174.

[257]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 367; c.f. ook Calvyn, *Institutie*, N. 19, 13 en N. 16, 31.

[258]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 368.

Die aanneming bestaan dus uit twee elemente: die uitwendige daad van toetreding tot die volle lidmaatskap van die Kerk as instituut, maar ook die innerlike belydenis van persoonlike geloof in en betuiging van trou aan die koning van die kerk. Prof Rutgers verklaar: „Men deed aan de aannemeling allerlei vragen niet om hem te doen toonen wat hij wist, maar om hem te doen uitspreken wat hij voor zich zelven geloofde en gevoelde en van zins was." [259])

Voetius gee 'n uitvoerige bespreking van allerlei praktiese vrae i.v.m. die belydenis van geloof die vernaamstes waarvan ons hier kortliks noem:

i. Is 'n stilswyende en onuitgedrukte óf potensiële belydenis nie voldoende in die geval van persone wat gebore en gedoop is in die kerk nie? Antwoord: Nee, want die openbare belydenis is 'n bevestiging van die persoon se bekering en geloof.[260])

ii. Moet die belydenis ook bevat 'n opsetlike herroeping van dwalinge of ketterye waarin jy vroeër gelewe het?

Voetius antwoord, dat daar prinsipieel geen besware teen is nie, mits die aannemeling werklik gedwaal het, soos in die geval van iemand wat oorkom uit die Jodendom, Roomse Kerk of Anabaptiste.[261])

iii. Moet belydenis afgelê word van die feit, aard, plek, ens. van jou bekering?

Voetius antwoord: Nee, omdat die Heilige Skrif nie so'n eis stel nie; omdat die omstandighede van so'n aard mag wees, dat dit nie wenslik is om dit te openbaar nie; omdat so'n verhaal tog geen bewys van bekering sal lewer, aangesien ons nie in die mens se hart kan sien nie; en

omdat die bekering moontlik op so'n wyse plaasgevind het dat die persoon daar geen beskrywing van kan gee nie, bv. in die jeug sonder dat die kind bewus was daarvan.[262])

Voetius wil dat belydenis in die openbaar voor die gemeente afgelê sal word by wyse van bevestigende antwoord op die voorstellings vrae. Die vrae wat Voetius aan die hand gee, is nog dieselfde wat vandag in ons kerke in effens verkorte vorm gebruik word. Ons gee dit in die oorspronklike:

1. Declaratisne vos doctrinam Ecclesiae nostrae, quousque eam didicistis, audivistis, & professi estis, habere pro verâ & salutari doctrina, sacris literis conformi.

2. Promittisne vos per Dei gratiam in salutaris illius doctrinae

---

[259]) F. L. Rutgers, *Kerkelijke Adviezen*, II, bl. 114.

[260]) P. E., I, bl. 49, Q VI.

[261]) A.w., bl. 49, Q VII.

[262]) A.w., bl. 51, Q IX.



professione constanter permansuros inque eâ victuros & morituros.

3. Promittisne vos conformiter huic sanctae doctrinae, piè, honestè, & inculpatè semper vitam instituturos, & professionem vestram bonis operibus ornaturos.

4. Promittisne vos hortationi, correptioni, & discipline ecclesiasticae subjici velle & subjectos fore; siquidem (quod Deus avertat) conting eret vos in doctrinâ aut moribus exorbitare." [263])

Die openbare bevestiging moet plaasvind binne ses maande na die ondersoek.[264]) Indien die kandidaat nie in dieselfde gemeente waar hy die katkisasie bygewoon het en ondersoek is voorgestel word nie, sal hy van die kerkraad van laasgenoemde gemeente 'n aanbeveling ontvang na die kerkraad van die gemeente waar hy wens om lidmaat te word deur in die openbaar sy belydenis te gaan aflê. M.a.w. die katkisasie en s.g. aanneming gee 'n persoon nie die reg op lidmaatskap nie. Niemand word as lidmaat erken voordat hy voorgestel is nie.[265])

Kandidate vir lidmaatskap moet die ouderdom van 16 jaar bereik het voordat hulle voorgestel mag word.[266]) Die Kaapse artikel lui: „Geen jongeling of jongdogter benede die sestien jaar word tot hierdie *ondersoek* toegelaat nie." Die gedagte is dat aangesien „aanneming" en „voorstelling" een handeling is, die kandidaat die vereiste ouderdom moet bereik het voordat hy die ondersoek voor die verteenwoordigers van die kerkraad ondergaan. Waar iemand eers ses maande later voorgestel word, moet hy dus reeds by die ondersoek sestien jaar gewees het.

---

[263]) A.w., bl. 756—757, Vertaling:

1. Verklaar u dat u die leer van ons kerk vir sover u dit geleer, gehoor en bely het, hou vir die ware saligmakende leer, wat ooreenkom met die Heilige Skrif?

2. Belowe u, om deur die genade van God, volstandig te bly in die belydenis van die Saligmakende leer, om daarin te lewe en te sterwe?

3. Belowe u, om ooreenkomstig die leer, u lewe steeds getrou, eerlik en onberispelik in te rig, en om u belydenis met goeie werke te versier?

4. Belowe u om u aan die vermaning, teregwysing en kerklike tug te onderwerp en onderworpe te wees, indien dit mag gebeur (wat God verhoede) dat u u in leer of lewe mag ontgaan?"

Vir die voorstellingsvrae soos deur die N. G. Kerke gebruik sien K. art. 61; T. art. 236; O. art. 173; N. art. 184.

1. Glo u van harte die leer wat u bely het?

2. Het u u ook voorgeneem om by hierdie leer deur Gods Genade, te bly, die sonde te versaak, en 'n Christelike lewe te lei?

3. Beloof u om u aan die kerklike opsig en, indien u u mag ontgaan aan die kerklike tug te onderwerp?

[264]) K. art. 61; T. art. 236; O. art. 172 (4).

[265]) K. art. 61 (b), 63; O. art. 176.

[266]) K. art. 58; T. art. 235 (b); O. art. 172 (1); N. art. 183a.

Die kerkraad bepaal vaste tye van die jaar wanneer die aanneming en voorstelling van lidmate geskied. Die Kerkraad het die reg om ook, indien omstandighede dit vereis, 'n buitengewone aanneming te laat plaasvind. Die voorstelling moet altyd in die openbaar voor die gemeente geskied behalwe in heel buitengewone gevalle wanneer dit voor 'n kommissie uit die kerkraad, met kennisgewing aan die gemeente, mag geskied.[267])

III. *Reëlings i.v.m. attestate en lidmaatsertifikate.*

Daar moet onderskei word tussen 'n attestaat en 'n lidmaatsertifikaat.

„Een attestatie is een getuigschrift, behelzende eene verklaring omtrent geloof en wandel, afgegeven door een Kerkeraad aan een lid der gemeente die van eene plaats naar de andere verhuist, opdat de kerkeraad van de plaats waarheen het lid vertrekt, wete wien hij ontvangt en of hij dat lid kan toelaten tot de sacramenten." [268]) So ook Rutgers: [269]) „In normalen toestand brengt een Kerkverband o.a. mede, dat de leden eene plaatselijke kerk, bij verhuizing, attestatie ontvangen omtrent leer en leven, en dat zulke attestatie volkomen voldoende is om hen ook door andere kerken als haar leden te doen aannemen."

'n Attestaat is dus 'n getuigskrif waarin sekere feite i.v.m. 'n lidmaat meegedeel word, 'n lidmaatsertifikaat egter, is 'n blote sertifikaat waarin meegedeel word dat 'n persoon lidmaat van 'n bepaalde gemeente was tot op die datum van uitreiking daarvan. Dit blyk uit die bewoording van die voorgeskrewe vorms. Die attestaat [270]) lui: „Ons, dienaar van die Goddelike woord en ouderlinge van die gemeente van Jesus Christus.... getuig hiermee dat N.N. lidmaat is van die N.G. Kerk, gesond in die geloof, onbesproke van lewe, immers vir sover ons bekend is.... ens."

Die lidmaatsertifikaat [271]) lui: „Die ondergetekende predikant van die Nederduitse Ger. gemeente ...................., sertifiseer hiermee dat dit uit die Lidmaatboek van die gemeente blyk dat N.N. na voorafgaande geloofsbelydenis (of ná ingelewerde attes van die kerkraad van die gemeente .............) tot lidmaat van bowegenoemde gemeente aangeneem is op die ................" ens.

'n Attestaat is 'n aanbevelingsbrief wat aan 'n gemeentelid

[267]) K. art. 62; T. art. 237; N. art. 184d; c.f. Voetius, P. E., I, bl. 53 Q XIII.
[268]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 449; c.f. Dortse K. O. art. 82.
[269]) Rutgers, *Het Kerkverband,* bl. 38.
[270]) Kaapse Wetboek, vorm 5.
[271]) Kaapse Wetboek, vorm 6; c.f. T. Hoofstuk VIII, 3; O. Bylae 16, vorm K; N. Hoofstuk VIII, vorm 4.



meegegee word van die een gemeente na 'n ander. Bouwman verklaar dat 'n attes gegee word deur die Kerkraad op versoek van 'n vertrekkende lid. Die predikant alleen of ouderling alleen het nie die bevoegdheid om dit uit te reik nie, want „attestatie is een kerkelijk getuigschrift, waarin de kerkraad getuigenis geeft omtrent leer en wandel." [272]) Die voorgeskrewe vorm hierbo aangehaal bepaal dat dit gegee word „uit naam en op las van die Eerw. Kerkraad." Bouwman stel selfs die eis dat die aansoek om 'n attestaat ook aan die gemeente bekend gemaak sal word deur middel van afkondiging sodat persone wat teen die uitreiking van 'n getuigskrif besware het, die besware kan indien. Art. 66 bepaal dat „In gevalle waar daar besware bestaan om 'n bogemelde attestaat te verleen, word 'n sertifikaat van lidmaatskap verleen." Verder bepaal art. 65 „Lidmate wat na elders verhuis, moet hulle uiters ses maande na hulle vertrek van hulle kerklike attestate of lidmaatsertifikate voorsien, en dit so spoedig moontlik by die kerkraad inlewer onder wie hulle sorteer, waarna hulle as lidmate van daardie gemeente erken en aangemerk word." [273])

Bouwman [274]) en Rutgers [275]) lê nadruk op die feit dat 'n attes *persoonlik* aan die vertrekkende lidmaat oorhandig moet word en dat hy dit persoonlik by die ander gemeente moet gaan indien. „Een attestatie is dus geen verhuisbiljet, dat overgezonden kan worden van de eene burgerlijke gemeente naar de andere." [276]) Ons kom hierop terug.[277])

Ons kerkwet bepaal uitdruklik dat 'n attes nie anders as op versoek van die vertrekkende of vertrokke lidmaat uitgereik sal word nie, en dat so'n attes geldig is net vir 'n sekere tyd na uitreiking. Aangesien 'n attes 'n getuigskrif is, is dit alleen van waarde as dit nog jonk is. 'n Attes waarvan die geldingstydperk reeds verstryk het behou egter nog sy waarde as gewone lidmaatsertifikaat, d.w.s. 'n kerkraad kan dit aanvaar as bewys van lidmaatskap afgesien van die verdere getuienis.

Waar 'n persoon langer as ses maande gelede uit 'n gemeente

[272]) B. II, 452.
[273]) C.f. T. art. 56; O. art. 176 (1); N. art. 188 (a).
[274]) A.w., II, bl. 454.
[275]) Kerkelijke Adviezen, II, bl. 345.
[276]) A.w., II, bl. 454.
[277]) Alhoewel die attestaat nie sondermeer van die een kerkraad na die ander oorgestuur moet word nie, is dit tog wenslik dat Kerkraad A aan Kerkraad B berig sal stuur van die feit dat 'n sekere persoon uit A na B verhuis het, sodat B hom kan opsoek en vra om attestaat by B in te dien. So het besluit die Sinode van Middelburg 1896, art. 54 en 's-Gravenhage 1914, art. 26; Leeuwarden 1920, art. 120 (Sien de Moor & Jansen, Kerkenordening, bl. 179). So adviseer ook Bouwman, a.w., II, bl. 454 en Rutgers Adviezen, II, bl. 345.

vertrek het, sal 'n kerkraad nie die reg hê om 'n attes te gee nie, maar wel 'n lidmaatsertifikaat.[278])

Art. 67 bepaal „Sodra iemand uit die gemeente waarvan hy lidmaat is, vertrek, verval sy lidmaatsregte in daardie gemeente. Alvorens sy sertifikaat of attestaat ingelewer is by die Kerkraad onder wie se ressort hy hom ter woon gevestig het, kan hy aldaar sy lidmaatsregte nie geniet nie, *hoewel hy moet beskou word as staande onder opsig van die Kerkraad,* en onderhewig is aan die kerklike heffinge. *In geval van versuim sal die Kerkraad ses maande na hulle aankoms, die sertifikate of attestate van die lidmate wat in die gemeente woon mag aanvra.*" [279]) Hierby kom die verdere bepalinge van Art. 72. „Wanneer iemand weier om hom aan die kerklike tug te onderwerp onder voorwendsel dat hoewel lidmaat van die Ned. Ger. Kerk sy kerklike attestaat nie in die gemeente ingelewer is nie, doen die Kerkraad aanvraag op die plek waar hy aangeneem is, om sy attestaat of sertifikaat, en by die ontvangs daarvan word hy as lidmaat behandel.

„Wanneer 'n Kerkraad aansoek doen om 'n attestaat of sertifikaat ten einde die tug op 'n gemeentelid toe te pas, is die Kerkraad by wie die aanvraag geskied, verplig om sodanige ekstrak uit die lidmaatboek af te lewer, met bekendstelling indien vroeër attestaat of sertifikaat afgelewer was, van die datum en na watter plek." [280])

Hieruit blyk die kerkregtelike posisie van 'n verhuisde lidmaat i) ten opsigte van sy ou gemeente; en ii) ten opsigte van die nuwe gemeente waar hy hom gaan vestig.

„Sodra iemand uit die gemeente waarvan hy lidmaat is vertrek, verval sy lidmaatsregte in daardie gemeente." [281]) Dit is 'n erkende gereformeerde beginsel dat sodra iemand hom buite die grense van sy vorige gemeente vestig sy lidmaatsregte in daardie gemeente verval onverskillig of hy sy lidmaatsertifikaat meegeneem het aldan nie.[282]) 'n Persoon het dus nie die reg om te *verkies* om by sy ou gemeente te behoort as hy nie meer binne die grense daarvan woon nie. Hieromtrent verklaar Ds. Pienaar: „Grenslyne word vasgestel en die verpligtings van die lidmate, wat binne die grense van die nuutgestigte gemeente val duidelik neergelê. Volgens hierdie bepalings is 'n lidmaat, wat binne die grense van die nuwe gemeente val, verplig om onder die nuwe gemeente te sorteer." [283]) Dit sien in hierdie geval nie op persone

[278]) Sien reeds aangehaalde art. & T. art. 57; N. art. 188c; O. art. 176 (2).
[279]) Kursivering deur my. C.f. ook T. art. 59; O. art. 176 (4) (5); N. art. 191 & 192.
[280]) C.f. T. art. 319; O. art. 176 (4) & (5); N. art. 191.
[281]) K. art. 67; T. art. 59; O. art. 176 (5); N. art. 191.
[282]) C.f. Rutgers, *Kerkelijke Adviezen,* II, bl. 336, Bouwman, a.w., bl. 463.
[283]) *Vrae en Antwoorde,* Kerkbode LI, bl. 543.



wat verhuis het van een gemeente na 'n ander nie, maar op persone wat as gevolg van grensverandering deur die stigting van 'n nuwe gemeente nou onder die nuwe kom te val.

Dus of 'n lidmaat verhuis uit sy ou gemeente, of die grense van die ou gemeente so verander word dat hy nie meer daarbinne val nie, in albei gevalle verloor hy sy lidmaatsregte in sy vorige gemeente. Dit is ook die standpunt van Bouwman [284]) en Rutgers.[285]) Eersgenoemde wys daarop dat daar in dergelike gevalle versigtig opgetree moet word. As die kerkraad aan so'n lidmaat sy lidmaatsertifikaat afgee, sonder dat hy daarom vra, kom dit prakties op ekskommunikasie neer. 'n Poging tot 'n minnelike skikking is hier die aangewese weg.

As 'n lid se woonplek beter by sy ou gemeente as by die nuwe pas moet 'n poging aangewend word om die grenslyne só te verander. Dit is ook die advies van Rutgers [286]) en Ds. Pienaar, en is in ooreenstemming met die bepalings van art. 70(b): [287]) „Waar 'n groep lidmate woonagtig aan die grens weens gegronde redes langs die gewone kerklike weg aansoek doen om oor die lyn tot die aangrensende gemeente van 'n susterkerk te mag behoort, kan met verlof van die twee betrokke Ringe die grenslyn na vereiste verander word." [288])

Totdat die saak opgelos is, mag 'n persoon verlof ontvang om die sakramente te gebruik in die gemeente waarvan hy lidmaat wil wees of wil bly. Art. 70(a) bepaal: „'n Lidmaat van 'n grensgemeente woonagtig aan die grenslyn van 'n susterkerk, kan met verlof van die twee betrokke kerkrade sy kerklike voorregte oor die lyn geniet." [289]) Dit moet duidelik verstaan word dat hierdie bepaling niks meer insluit as net die gebruik van die *Bondseëls* nie: [290])

As 'n persoon volhardend uit sondige motiewe weier om hom aan die grensreëlings te onderwerp moet hy nadat sy bearbeiding vrugteloos geblyk het, volgens Bouwman [291]) buite die Kerklike gemeenskap gestel word.

Dit bring ons by die moeilike vraag wat die lid se kerkregtelike posisie is ten opsigte van die *nuwe gemeente* waar hy hom gaan

[284]) *Kerkreg,* II, bl. 457.
[285]) *Kerkelijke Adviezen,* II, bl. 335.
[286]) Ibid.
[287]) *Vrae en Antwoorde,* Kerkbode LI, bl. 543.
[288]) C.f. ook T. art 125; O. art. 79; N. art. 223. As dit provinsiale grense geld. Die kerkrade reël onderling met toestemming Ringskommissie as dit grense binne dieselfde provinsie geld.
[289]) C.f. T. art. 125; N. art. 222.
[290]) K. art. 238; Pienaar, *Inrigting,* bl. 31; Acta XIV, p. 29; Acta XXVI, p. 176.
[291]) Bouwman, *Kerkrecht,* II, bl. 457.

vestig het, maar waar hy nie sy lidmaatsertifikaat ingehandig het nie.

Die reeds aangehaalde artikel beweer: „Alvorens sy sertifikaat of attestaat ingelewer is by die Kerkraad onder wie se ressort hy hom ter woon gevestig het, kan hy aldaar sy lidmaatsregte nie geniet nie, hoewel hy moet beskou word as staande onder opsig van die Kerkraad."

Hier skyn 'n ongerymdheid te bestaan. Want as 'n persoon nie lidmaat van die gemeente is nie, het die kerkraad geen seggingskap oor hom nie. En tog word hy onder toesig gestel van die Kerkraad. En in 'n volgende artikel [292]) word aan die kerkraad die reg gegee om hom te dwing om lidmaat te word deur sy lidmaatsertifikaat te laat kom.

Of hier so'n ongerymdheid bestaan hang af van die beantwoording van die vraag of 'n persoon in die eerste plek lidmaat is van 'n gemeente, dan wel van die Kerk.

Ds. Pienaar [293]) beweer dat die vier gefedereerde kerke hulle op die standpunt stel dat iemand eers lidmaat is van die kerk as geheel en kragtens die feit ook lidmaat van 'n bepaalde gemeente. Hy grond dit op die volgende argumente: In art. 4 van die wetboek word bepaal: „Al hierdie persone bly behoort tot die Ned. Ger. Kerk in Suid-Afrika solank as hulle nie deur woord of daad ten duidelikste toon dat hulle hulself van hom afskei, of nie van hulle betrekking tot die kerk vervalle verklaar is nie."

Hierop antwoord ons:

i. „Al hierdie persone" van art. 4 staan in verband met art. 3 waar duidelik gesê word: „Tot elke besondere *gemeente* [294]) behoort" .... ens.

ii. As iemand weier om sy sertifikaat by 'n nuwe gemeente in te handig, toon hy dan nie „ten duidelikste" dat hy hom van die kerk „afskei" nie?

iii. Die bewoording van art. 67 kan o.i. reeds beskou word as 'n verklaring dat so'n persoon se betrekking tot die oue sowel as tot die nuwe gemeente verval het.

Ds. Pienaar wys verder daarop dat artikel 67 net praat van lidmaatsregte in 'n bepaalde *gemeente* en nie van die lidmaatskap tot die kerk in die algemeen nie. M.a.w. ons moet dan aanneem dat 'n persoon wat uit een gemeente vertrek het en nie sy lidmaatsertifikaat by die volgende gemeente ingehandig het nie, *nie meer lid is van enige gemeente nie, maar wel nog van die kerk in die algemeen.* So het die Kaapse Sinode ook besluit in

[292]) K. art. 72.
[293]) H. Pienaar, *Inrigting*, bl. 26—27; Kerkbode XXXVI, bl. 1066; Kerkbode XI, bl. 1093.
[294]) Kursivering deur my.



1857.[295]) Hierdie standpunt word ingeneem deur die sistematikus van die Nederlandse *Hervormde* [296]) Kerkreg, Dr. G. J. Vos. Hy beweer: „Alzoo wordt men deel eener plaatselijke Gemeente, omdat men lid der kerk is. Niet omdat men behoort tot eene 'bijzondere gemeente' behoort men tot de kerk; neen, omgekeerd. Omdat men behoort tot de Hervormde kerk, behoort men tot eene Hervormde gemeente; eerst lid van die kerk, daarna lid van eene van hare gemeenten." [297]) En in 'n ander werk [298]) „Men wordt dan ook lidmaat der kerk, *vóórdat* men lidmaat eener gemeente wordt. De gemeente heeft hare lidmaten-registers, maar lidmaat is men van *de Kerk*, zoodra men namens de Kerk als zoodanig is aangenomen; doch eerst na afleggen van de belofte, dat men tot den bloei der *Kerk*, met opvolging van *hare* verordeningen, zal medewerken in tegenwoordigheid van eene plaatselijke Gemeente, rekent de *kerk* met het nieuwe lid, t.w. voordat haar kerkraad hem inschrijft in het lidmatenboek." M.a.w. as 'n lid eenmaal aangeneem is bly hy lid van die *kerk* al sou hy geen gemeentelike verband hê nie! Hierdie saak hang saam met die groot probleem van die verhouding van die algemene kerk tot die plaaslike gemeente, waarop ons later terugkom.

Die Gereformeerde standpunt is dat alhoewel so'n persoon nog moet beskou word as behorende tot die geestelike liggaam van Christus, hy, wat die sigbare kerk as instituut betref, tog beskou moet word as *tydelik buite alle kerkverband*. Dit is sy kerkregtelike status sonder dat hy offisieël kennis gee dat hy hom afskei — hy is dit ipso facto deur die daad van verhuising en weiering om attes in te lewer by die nuwe gemeente. Sy lidmaatskap is tydelik gesuspendeer en dit kan alleen deur 'n vrywillige daad van sy kant weer herstel word.

Verder is dit sekerlik nie korrek van Ds. Pienaar om te beweer: [299]) „Op hierdie standpunt [300]) het ook die vier gefedereerde Kerke in Suid-Afrika hulle geplaas. Hoewel die Organiese Kerkvereniging nie deurgegaan het nie, het tog al vier kerke die *volgende stelling geaksepteer*; [301]) „eene gemeente is zoodanig omdat *de kerk*, waartoe zij behoort, zich ter plaatse heeft gevestigd; en een lidmaat is zoodanig omdat *de kerk* zich tot zijn persoon

[295]) Acta IX, bl. 57.
[296]) Kursivering deur my.
[297]) Dr. G. J. Vos Az., *De Tegenwoordige Inrichting der Vaderlandsche Kerk*, (Dordrecht 1884), bl. 20.
[298]) *Systematische uiteenzetting van het tegenwoordig Nederlandsch Hervormd Kerkrecht*, (Utrecht 1896), bl. 91.
[299]) H. J. Pienaar, *Inrigting*, bl. 27.
[300]) Die standpunt van Dr. Vos hierbo aangehaal.
[301]) Kursivering deur my.

heeft uitgebreid. En daarom is eene gemeente en een lidmaat gemeente en lidmaat *krachtens de kerk en alleen zoolang zij in Kerkverband blijven* (Akte van Vereeniging, pp. 56, 57)".

Eerstens is hierdie „stelling" nooit deur enige Sinode „geaksepteer" nie. Die stelling is geneem uit 'n brosjure waarvan die volledige opskrif is „De Nederduitsche Gereformeerde Kerken Vereenigingsacte, 1911, op last van den Raad der Nederd. Geref. Kerken *ter voorlichting van de betrokkene Kerkeraden en leden uitgegeven, historisch toegelicht en uiteengezet.*" [302]) Uit die voorwoord [303]) blyk nog duideliker dat die pamflet opgestel is, nadat die saak van Vereniging deur die verskillende Sinodes in beginsel goedgekeur is, en nadat die „Nederd. Geref. Kerken Vereenigingsacte" [304]) deur die Volksraad gepasseer is. Nog in die besluite van die Sinodes,[305]) nog in die wet kom iets voor wat enige ooreenkoms vertoon met die „stelling," hierbo aangehaal. Die „stelling" is bloot die persoonlike opinie van die opstellers i.v.m. sekere aspekte van die wet.

Tweedens, die saak waarom dit gaan het niks met die kwessie van oordrag van lidmaatsertifikate te doen nie, maar met die *eiendomme* van die kerk en die verhouding van die indiwiduele lid daarteenoor. Die standpunt van die opstellers was dat die Vereenigingsakte noodsaaklik was om die eiendomme van die kerk te verseker. „Krachtens deze bepaling zal, als de Vereniging een voldongen feit geworden is, geen lidmaat, die zich bij de Vereenigde Kerk niet wil aansluiten, op grond daarvan aanspraak mogen maken op de eigendommen of eenig deel daarvan die vroeger aan een of ander der afzonderlijke kerken, die tot de Vereeniging toegetreden zijn, behoord hebben. Dit geldt niet alleen voor een individueel lidmaat maar ook voor eene gemeente — indien er eene zoodanige mocht zijn — die, als 'n geheel zich verzettende tegen het besluit harer kerk, weigeren mocht om zich bij die Verenigde Kerk aan te sluiten." En in die paragraaf wat die stelling voorafgaan: „Waar de acte deze bepaling maakt daar grondt zij zich op een bekend Presbyteriaansch beginsel in onderscheiding van het Congregationalistische. Zij beschouwt de gemeente en de lidmaten niet als losse eenheden die samengevoegd zijn in eene kerk en daarom zooals aandeelhouders in een financieele onderneming, recht hebben op een pro rata deel van de goederen. Integendeel eene gemeente is zoodanig omdat *de kerk* waartoe zij behoort zich ter plaatse heeft gevestigd en een

[302]) Kaapstad, 1911. Kursivering deur my.
[303]) A.w., bl. 1—4.
[304]) No. 23 van 1911.
[305]) C.f. pamflet, bl. 18—23.



lidmaat is zoodanig omdat *de kerk* zich tot zijn persoon heeft uitgebreid" ens. Of hierdie standpunt van die opstellers in alle opsigte korrek is, is nie nou ter sake nie. Dit is in elk geval *nie* die besluit van enige Sinode nie, en dit is hoogs twyfelagtig of die gefedereerde kerke hulle ten volle met die standpunt sal vereenselwig.

Selfs al sou ons aanneem, volgens die standpunt van die Hervormde kerkreg soos uiteengesit deur Dr. G. J. Vos, dat iemand wat uit een gemeente vertrek het en nie sy lidmaatsertifikaat by die volgende gemeente ingelewer het nie, nog lid van die algemene kerk is, gee dit so'n persoon nog geen *lidmaatsregte* in die gemeente waar hy woon nie. Hierin word ons gesteun deur Dr. G. J. Vos self wat verklaar [306]) „Men kan echter van de daardoor bekomen rechten [307]) geen gebruik maken, tenzij men, of door bevestiging, of door erkenning op indiening van attestatie of attest, aan een plaatselijke of bijzondere gemeente verbonden, in zulk een familie opgenomen wordt." Ook Ds. Pienaar gee dit toe. As iemand uit 'n gemeente vertrek sonder om attes te vra, verklaar hy: „Ons meen dat hy, streng genome nou buite alle gemeentelike verband staan" [308]) en op 'n ander plek „In die gemeente wat hy verlaat het, het al sy regte verval, en in die nuwe gemeente besit hy ook geen regte nie. In die genot van sy kerklike regte het hy homself feitlik *geskors*. Hoewel hy nog lid is van die *Kerk* het hy hom tog buite *gemeentelike* verband gestel." [309])

Ons beweer dus, dat as so'n lidmaat buite gemeentelike verband staan, die kerkraad geen seggingskap oor hom het nie. Hulle het nie die reg om hom onder hulle toesig te stel nie; en hulle het nie die reg om sy lidmaatsertifikaat te laat kom nie. Dit is ook die standpunt van Ds. Pienaar: „sodanige lidmaat val dan ook nie onder die tug van die nuwe gemeente in wie se ressort hy nou woon nie, solank as sy sertifikaat van lidmaatskap nog nie by die nuwe gemeente ingedien is nie. En o.i. het die kerkraad van die nuwe gemeente nie die reg om die sertifikaat van lidmaatskap van die kerkraad van die vorige gemeente van sodanige lidmaat te vorder ten einde hom onder sensuur te kan plaas nie. Niemand kan gedwing word om lid van 'n kerk of 'n gemeente te word nie." [310]) By 'n ander geleentheid het hy hom as volg uitgelaat oor die bepaling in ons wetboeke [311]) wat aan 'n kerkraad

[306]) *Ned. Herv. Kerkrecht*, bl. 99.
[307]) 'de daardoor bekomen rechten' is die lidmaatskap van die Algemene kerk waartoe 'n persoon geregtig is deur sy aanneming.
[308]) *Vrae en Antwoorde*, Kerkbode, XXXVII, bl. 222.
[309]) *Inrigting*, bl. 31.
[310]) *Inrigting*, bl. 31.
[311]) *Vrae en Antwoorde*, Kerkbode, XXXVII, bl. 222.

die reg gee om 'n lidmaatsertifikaat op te eis: „Hierdie bepaling skyn ons, met beskeidenheid gesê, nie reg te wees nie." Ook Dr. Eybers verklaar in hierdie verband: „De regsposisie is dit, dat die kerkraad nooit teen die sin van 'n man sy attestaat mag aanvra nie," en verder „maar die plig van die kerkraad is om dadelik na sy aankoms, en nie na ses maande nie, werk te maak, om met sy vrywillige medewerking, sy attestaat te laat oorkom. Willig hy, na behoorlike bearbeiding nie in nie, moet die kerkraad hom langs behoorlike weg in kennis stel dat hy (die kerkraad) hom nie as lid van die gemeente beskou nie." [312]) Hiermee stem ons ten volle saam. Die Transvaalse Kerk het hom ook op hierdie standpunt gestel deur te besluit: „Die aansluiting by die kerk is altyd 'n vrywillige daad. Derhalwe kan die sertifikaat van lidmaatskap alleen aan die betrokke persoon of met sy toestemming uitgereik word. Indien hy sulks weier, verbeur hy daarmee sy lidmaatsregte. Art. 328 word dus verander om te lees: 'As iemand weier om hom aan die kerklike tug te onderwerp onder die voorwendsel dat hoewel hy 'n lidmaat van die kerk is, sy kerklike attestasie of lidmaatsertifikaat nie by die gemeente ingelewer is nie, sal die kerkraad daarvan berig doen aan die kerkraad by wie die attestaat rus met volle vermelding van die klagte wat teen hom ingebring is, en met die versoek dat aan hom berig sal word dat as hy in sy weiering volhard hy sy voorregte van lidmaatskap verbeur.' Die laaste paragraaf van Art. 73 word geskrap." [313]) Die paragraaf wat as gevolg van hierdie besluit geskrap word het as volg gelui: „As lidmate binne 'n gemeente woonagtig weier om hulle Attestate of Sertifikate in te dien, sal die Kerkraad die reg hê om hulle sertifikate te laat kom, tensy hulle hul definitief van die kerk afskei."

Die laaste deel van die teenswoordige artikel 72 van die Kaapse wetboek, is o.i. ook nie in orde nie. Soos reeds hierbo aangetoon is, moet die sertifikaat persoonlik aan die lidmaat of op sy versoek afgegee word. 'n Kerkraad het dus geen verpligting teenoor 'n ander kerkraad om die sertifikaat aan hulle uit te lewer nie.[314])

'n Ander vraag is of 'n kerkraad die reg het om 'n attes te weier wanneer dit deur die lidmaat self aangevra word, b.v. as die bepaalde lidmaat onder sensuur staan. Die kerkraad besit o.i. daardie reg onder art. 66 „In gevalle waar daar besware bestaan om bogemelde attestaat te verleen, word 'n sertifikaat van lidmaatskap verleen." Bouwman [315]) gee in hierdie geval die volgende oplossing: „In een min of meer publieke schrijven als een attestatie kan de kerkeraad meermalen niet alles schrijven, en geeft daarom in een afzonderlijk schrijven nadere inlichting. Gevoelt een lid der gemeente zich bezwaard door de mededeeling op het getuigschrift, dan kan hij zich vervoegen bij den kerkeraad ter plaatse waar hij komt, en deze kan over deze zaak in correspondentie treden met den anderen kerkeraad, en daarna naar bevind van zaken handelen, hem ontheffen van de censuur, of hem kerkelijk gaan behandelen."

Dit kom my voor asof Bouwman 'n bevredigende oplossing aan die hand doen.[316]) Gee aan die lidmaat 'n lidmaatsertifikaat af, en rig dan 'n konfidensieëie skrywe aan die kerkraad van die gemeente waarheen hy verhuis waarin op versigtige wyse die feite i.v.m. sy toestand meegedeel word. As die kerkraad sorg dat wat hulle in die stuk meedeel die *waarheid* is en dat dit meegedeel word *ter goeder trou* in belang van die kerkraad en gemeente waar die persoon hom gaan vestig, bestaan daar geen gevaar dat 'n lasteraksie deur die lidmaat ingestel kan word nie.[317])

'n Ander vraag is of die kerkraad van die nuwe gemeente mag weier om so'n gesensureerde lidmaat te ontvang. Rutgers [318]) verklaar dat 'n kerkraad nie mag weier om 'n lidmaat te ontvang nie, want dit kom prakties daarop neer dat hulle die ergste vorm van kerklike straf, ekskommunikasie, op hom toepas. Die Kerkraad moet so'n peroon ontvang en dan voortgaan met die saak waar die vorige kerkraad dit gelaat het op die oomblik toe die lidmaat uit hulle gemeente vertrek het. As daar rede is om die sensuur op te hef, mag hulle dit doen, of as hulle oordeel dat 'n graad van tug toegepas moet word, dan mag dit ook na bevind van sake gedoen word.

Dieselfde prosedure moet ook gevolg word in die volgende gevalle:

i. Nadat 'n kerkraad 'n gunstige attes uitgereik het, word getuienis gelewer wat daarop dui dat die persoon geen reg op 'n goeie attes gehad het nie. As dit nie meer moontlik is om die attes

---

[312]) Eybers, *Kerkinrigting*, bl. 168.
[313]) Acta 1944, bl. 339. T. art. 319.
[314]) Sien Acta (Kaap) IX, bl. 57, waar hierdie artikel vir die eerste maal in die wetboek ingevoeg is.
[315]) A.w., II, bl. 455.
[316]) A.w., II, bl. 455.
[317]) Die vraag wanneer 'n kerkraad hom skuldig maak aan laster, is 'n privaatregtelike en kan nie hier bespreek word nie. Kerkrade moet onthou dat dieselfde beginsels wat vir die gewone burger van toepassing is, ook vir hulle geld. Vir nadere informasie verwys ons die leser na die volgende werke oor die onderwerp: McKerron, R. G., *The Law of Delict*, 2e uitg. Kaapstad 1939. Sien hoofstuk X: Defamation. — Nathan, M., *The Law of Defamation (Libel and Slander) in S. A.*, Johannesburg 1933. — Bliss, M., *Belediging in die S. A. Reg*, Utrecht, 1933.
[318]) *Kerkelijke Adviezen*, II, bl. 326; c.f. Pienaar, *Inrigting*, bl. 32, 33 en ook Bouwman, a.w., II, bl. 455.

self terug te kry nie moet die ware toedrag van sake aan die volgende kerkraad per konfidensiële skrywe meegedeel word, wat dan na bevind van sake kan handel.

ii. Iemand doen aansoek om 'n attes. Daar bestaan 'n vermoede dat hy hom skuldig gemaak het aan 'n sensurabele daad, maar daar is geen bewys daarvoor nie. So'n persoon het reg op 'n skoon attes, maar die *gegronde vermoede* mag per konfidensiële skrywe aan volgende kerkraad meegedeel word vir ondersoek en optrede na bevind van sake.

Alhoewel 'n kerkraad nie sondermeer 'n lidmaatsertifikaat mag weier nie, is 'n kerkraad nogtans nie verplig om dit onvoorwaardelik te aanvaar nie. Art. 71 bepaal: „Persone wat van die buiteland aankom en wens tot die Ned. Geref. Kerk in S.A. te behoort, word nie op die blote vertoning van hulle kerklike attestaat erken nie, maar eers na voldoende onderhoud met die predikant en 'n ouderling omtrent hul gehegtheid aan die leer van die kerk." Dieselfde geld ook vir lidmate van ander kerkgenootskappe. „Lidmate van ander kerkgenootskappe wat lidmate van die N.G. Kerk in S.A. wil word, word om as sodanig toegelaat te word, vooraf deur 'n predikant in die teenwoordigheid van 'n ouderling aangaande hulle godsdienskennis en ooreenstemming met die leer van die N.G. Kerk in S.A. ondervra." Die Transvaalse Kerk stel die verdere vereiste dat sulke persone, indien dit nodig geag word weer op die voorstellingsvrae sal antwoord, voor die predikant en 'n ouderling, of selfs voor die hele gemeente. Die Kaapse en Natalse kerk bepaal dat sulke persone nie weer in openbaar voorgestel moet word nie maar dat hulle 'n verklaring moet onderteken van dieselfde inhoud as die drie voorstellingsvrae.[319]) Rutgers ken in elk geval aan die kerkraad die reg toe om ondersoek in te stel, selfs waar dit iemand geld wat oorkom van 'n kerk in dieselfde verband. „In normalen toestand brengt een kerkverband o.a. mede, dat de leden eener plaatselijke kerk, bij verhuizing, attestatie ontvangen omtrent leer en leven, en dat zulke attestatie volkomen voldoende is om hen ook door andere kerken als haar leden te doen aannemen; terwijl dan bij gunstig getuigenis, ook de toegang tot het avondmaal vanzelf voor hen openstaat. In Ger. kerken kan dat wel nooit aan een kerkeraad worden opgelegd; *want het lidmaatschap is daar altijd eene zaak van wederkerige vrijheid;* en gelijk een persoon niet, zijns ondanks, lid kan worden of blijven, zoo kan ook geen kerk gedwongen worden, iemand aan te nemen of te blijven erkennen." [320]) Bouwman omskrywe dieselfde beginsel as volg: „Bij het colle-

[319]) C.f. T. art. 237; N. art. 4 & 5, 186. C.f. Bouwman, a.w., II, bl. 461.
[320]) F. L. Rutgers, *Kerkverband*, bl. 38.



giale stelsel mag natuurlijk geen enkele attestatie worden geweigerd. Daar is de plaatselijke kerk slechts een afdeeling van de groote Volkskerk. Van autonomie of zelfstandigheid van eene plaatselijke kerk is geen sprake. Maar volgens Gereformeerd kerkrecht is elke plaatselijke kerk een eigen zelfstandig lichaam, dat geestelijk wel één is met de geheele kerk, maar institutair niet een afdeling van het groote geheel. Daarom staat elke kerkeraad vrij in de beoordeeling van een kerkelijk getuigschrift." [321])

As 'n persoon sy gemeente verlaat en onseker is oor die plek waar hy hom gaan vestig, of as hy vertrek na 'n plek waar geen kerk of gemeente van dieselfde verband bestaan *nie, word* die plek *waarheen* op die attes of lidmaatsertifikaat oopgelaat. Die lidmaat moet dan sy diskressie gebruik en self besluit by wie hy hom sal gaan aanmeld.[322])

Waar 'n nuwe gemeente gestig word binne die grense van 'n ou gemeente of saamgestel word uit dele van aangrensende gemeentes, is dit nie nodig om *attestate* uit te reik aan die lidmate wat onder die nuwe gemeente ressorteer nie, aangesien hulle nie vertrek na 'n nuwe plek waar hulle onbekend is nie. Aan hulle kan lidmaatsertifikate uitgereik word, of, wat nog eenvoudiger is, die name mag net oorgeskrywe word uit die oue in die nuwe register, mits daar geen besware ingebring word deur een of ander lidmaat wat nie onder die nuwe gemeente wil ressorteer nie. In dié gevalle moet gehandel word soos hierbo verduidelik is.[323])

I.v.m. attestate behandel Bouwman [324]) die vraag, of attestate ook gegee moet word aan volwasse dooplede wat die gemeente verlaat. Hy onderskei:

i. dooplede wat nog te jonk is om aangeneem te word. Sulke persone kry nie 'n attes nie, maar 'n doopbewys wat direk aan die ander kerkraad gestuur kan word, sodat die ander kerkraad hom as dooplid kan ontvang en op die geleë tyd werk daarvan maak om hom belydenis van geloof te laat aflê. Die doop self word nie weer geregistreer nie, net 'n afskrif van die doopregistrasie word aan die ander kerkraad gestuur.

ii. Dooplede wat alreeds volle lidmate behoort te gewees het, maar nog nie belydenis van geloof afgelê het nie. Dit is 'n onreëlmatige toestand. So'n persoon mag 'n doopbewys ontvang met 'n aantekening daarop dat hy nog nie aangeneem is nie, alhoewel hy reeds die vereiste ouderdom oorskry het. In so'n

[321]) A.w., II, bl. 462, c.f. ook Reitsema en van Veen Acta II, bl. 29, IV.
[322]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 459.
[323]) K. art. 68; c.f. H. Bouwman, a.w., bl. 463—464 en Rutgers, *Adviezen*, II, bl. 338.
[324]) A.w., bl. 458—459.

geval sal dit raadsaam wees om die nuwe kerkraad ook in die voege te adviseer. Dit moet onthou word dat persone wat hulle nie laat aanneem nie, nie outomaties ophou om dooplede van die kerk te wees nie. Sulke persone moet nog altyd beskou word as onmondige lidmate wat deur versigtige bearbeiding daartoe gebring kan word om belydenis af te lê. As sulke persone hulle egter ten duidelikste deur woord en daad van die gemeenskap van die kerk afskei, het die kerkraad die reg om hulle betrekking tot die gemeente as vervalle te beskou.[325])

Ten slotte moet daarop gewys word, dat vir doeleindes van lidmaatskap 'n persoon se domicilium beslissend is.[326]) As 'n persoon tydelik uit sy gemeente vertrek met die bedoeling om daarheen terug te keer, bly hy 'n lidmaat van die gemeente. Selfs wanneer 'n persoon van woonplaas verander sonder om sy lidmaatsertifikaat mee te neem, verval sy lidmaatsregte in daardie gemeente. Maar as hy daarheen ooit mag terugkeer herleef sy lidmaatskap van die gemeente weer. Hy was nog altyd 'n sluimerende lidmaat van die gemeente omdat sy naam nog op die register staan. Die kerkraad het nie die reg om so'n persoon se naam van die register te skrap nie, want dit sal neerkom op ekskommunikasie sonder dat die vereiste kerklike prosedure gevolg is. Die kerkraad het wel die reg om, indien so'n persoon mag terugkeer, te ondersoek of hy nog in leer en lewe die nodige kwalifikasies vir lidmaatskap besit, en of hy hom nie intussen deur woord of daad van die kerk afgeskei het nie.[327])

As 'n persoon wil oorgaan na 'n ander kerk of genootskap (bv. die Hervormde of „enkel" Gereformeerde) en 'n attestaat, daarvoor vra rus daar geen verpligting op die kerkraad om dit te gee nie aangesien die persoon hom aan die verband onttrek. So'n lid kan ook nie 'n attes, vroeër deur hom ingehandig, opeis nie. 'n Attes wat ingedien is behoort nie meer aan die persoon wat dit indien nie, maar aan die Kerkraad. 'n Lidmaat mag altyd in so'n geval sy *lidmaatsertifikaat* eis, en wat hy verder daarmee doen is sy saak.

In die N.G. Kerke in Suid-Afrika, het sover as ons persoonlike kennis strek, die uitreik van *attestate* feitelik heeltemal in onbruik geraak. Deurgaans word net lidmaatsertifikate (of, soos Bouwman dit noem, „verhuisbiljette",) afgegee. Kerkrade aanvaar hierdie sertifikate gewoonlik sonder om enige verdere ondersoek in te

[325]) C.f. K. art. 2 en 3; T. art. 3 en 4; O. art. 3 en 4; N. art. 3 en 6.
[326]) D.i. die plek waar 'n persoon hom gevestig het met die bedoeling om daar vir goed te bly (animo permanendi). Sien Bouwman, a.w., II, bl. 460, 464 en Rutgers, Adviezen, bl. 150, 341.
[327]) C.f. H. Pienaar, Vrae en Antwoorde, K. XXXVII, bl. 222; H. Pienaar, *Inrigting*, bl. 33.



stel na lewe en wandel van die persoon wat dit inhandig. Hierdie toestand is te betreur om die volgende redes:

i. dit kan gebeur dat 'n lidmaatsertifikaat aangevra word lank nadat die persoon die gemeente reeds verlaat het, en dat hy intussen onder sektes, ens. verval het, maar nou sondermeer terugkeer tot 'n gemeente van die N.G. Kerk deur sy sertifikaat in te handig;

ii. of dit word ingehandig lank nadat dit uitgereik is, wat dieselfde toestand moontlik maak;

iii. dit werk verslapping van die kerklike band in die hand;

iv. dit maak die lidmaatregisters van die gemeentes absoluut onbetroubaar. Elke gemeente het gewoonlik twee ledelyste; die offisiële register en die statistiek wat jaarliks deur die leraar en kerkraad opgeneem word. Art. 74 is 'n poging om 'n verbetering in die ongewenste toestand te bring: „Telkens by geleentheid van die bekendmaking van die aanstaande viering van die Heilige Nagmaal moet openlik daaraan herinner word dat diegene wat van elders aangekom het, hulle attestate of sertifikate van lidmaatskap behoort in te lewer.[328]) So ook Art. 92 (2) van die O.V.S. se wetboek.

Die kerkraad is ook verantwoordelik vir die hou van opsig en, indien nodig, vir die toepassing van tug op sy lede. Hierdie belangrike werksaamheid word later in 'n aparte hoofstuk behandel.

[328]) C.f. T. art. 61.

HOOFSTUK IV

# DIE KERKVERBAND

## § 1. DIE KERKVERBAND NA SY NOODSAAKLIKHEID EN GRONDSLAE.

Gemeentes het van die vroegste Christelike tyd af saamgekom in vergaderinge om hulle gemeenskaplike belange te behartig. Die onderlinge verband van die Kerke het gegroei saam met die uitbreiding van die Christelike kerk in afsonderlike gemeentes op verskillende plekke. Dit was, en is nog, 'n noodsaaklike vereiste vir 'n gesonde kerklike lewe, kerklike organisasie en regering. Tog gee die organisasie in kerkverband aanleiding tot probleme. Dit gaan hier veral om die juiste verhouding wat 'n doeltreffende ewewig sal gee tussen die verskillende belange wat in ag geneem moet word. Die vernaamste belange is die vryheid van elke Christengelowige, die selfstandigheid van die plaaslike gemeente as 'n openbaring van die liggaam van Christus op 'n bepaalde plek, en die samewerking en eenheid van die plaaslike *kerke* onderling. Die oordrywing van enigeen van die drie belange gee aanleiding tot misstande. Waar die vryheid van die Christen óór beklemtoon word ten koste van sy gehoorsaamheid en onderwerping aan die kerklike organisasie, is enige vorm van kerkorganisasie onmoontlik. Waar die selfstandigheid van die plaaslike kerk beklemtoon word ten koste van die gesag van die verband verval dit tot 'n independentistiese stelsel. En waar die *verband* beklemtoon word ten koste van die plaaslike kerke ontaard dit in die Roomse hiërargie.

Die drieledige aspek van die kerklike organisasie is deur die Gereformeerdes steeds min of meer eweredig beklemtoon. Reeds in die oudste Gereformeerde belydenis en Kerkorde van die Franse protestantse kerke, die s.g. „Discipline Ecclesiastique", wat in 1559 in Parys opgestel is, is die beginsels van die selfstandigheid van die plaaslike gemeente en die vergadering van gemeentes in Sinodale verband tot bevordering van die welsyn van die gesamentlike kerke, vasgelê.[1])

Die eerste Nederlandse Kerkorde, opgestel op die Sinode van Emden, 1571, het die beginsels nog duideliker ontwikkel. Dit het bepaal:

[1]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 3.



i. dat alle regeermag by die kerk self, onder Christus as die enigste Hoof, berus;

ii. dat die regeermag uitgeoefen word deur die kerkraad van elke gemeente;

iii. dat alle kerke en dienare gelyk in mag en gesag is;

iv. dat die plaaslike kerk selfstandig binne die grense van sy bevoegdheid kan optree; en

v. dat kragtens hulle eenheid in Christus en hulle eenvormige Belydenis, die Kerke die reg het om, gegrond op Gods Woord en hulle Belydenis, 'n Kerkordening op te stel om te geld vir die gesamentlike kerke.[2])

Daarby het die Gereformeerdes klem gelê op die *noodsaaklikheid* van gemeentes om in verband met mekaar te tree. Dr. Bouwman verklaar: „Een plaatselijke kerk is wel een zelfstandige complete kerk, maar is uit kracht van haar geboorte uit Christus niet *de* kerk, maar slechts een openbaring van Christus' Kerk op een enkele plaats." [3])

Kerkverband is noodsaaklik op grond van die eenheid van die Kerke in Christus en die eenheid van belydenis. Volgens Bouwman is al die kerke met dieselfde belydenis verplig om in Sinodale verband te staan en om sover as moontlik ook die band van eenheid te onderhou met ander protestantse kerke in meer verwyderde verband, deur middel van onderlinge korrespondensie.[4])

Dit is ook A. Kuyper se oortuiging: „Een kerk mag niet op zichzelve blijven staan, daar zij niet de kerke Christi is maar slechts *een openbaring* van de Kerke Christi op *eene enkele plaats*. Vergaderingen in andere plaatsen, die insgelijks openbaringen van hetzelfde lichaam Christi zijn, hooren dus bij haar en zij bij deze. Hieruit spruit de stellige verplichting tot correspondentie met andere kerken binnen de perken van het mogelijke." [5]) Wat hy alles onder die „correspondentie" insluit, blijkt uit die doeleindes van die kerklike „correspondentie", wat hy as volg opsom:

1. die uitspreek van 'n gemeenskaplike belydenis en die behandeling van „gravamina" daarteen ingebring;
2. die reëling van die gemeenskaplike erediens en leerdiens;
3. onderhouding van wederkerige toesig;
4. die gemeenskaplike verdediging van die regte van die Kerke teenoor derdes;
5. die uitwys van onderlinge geskille tussen kerke;
6. die versorging van die diens van die Woord; die oplei-

[2]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 4. C.f. Biesterveld en Kuyper, a.w., bl. 35 v.v.

[3]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 5. C.f. Ned. Gel. Belydenis, art. 27.

[4]) Ibid., bl. 6.

[5]) A Kuyper, *Tractaat*, bl 77. Let op dat „correspondentie" hier nie *briewe skrywe* nie, maar kerkverband beteken.

ding, toelating, bevestiging, ontslag, ens., van evangeliedienare;

7. die reëling i.v.m. die oorgang van lidmate van een kerk (gemeente) na 'n ander; en

8. die onderhouding van die gemeenskap deur die afvaardiging van deputate na mekaar se vergaderinge.[6])

H. Bouwman voeg hier nog een by, nl. waarborg van die vryheid van die gemeente en lede teenoor die „Heerszucht en de willekeur der ambtsdragers." [7])

Ook Bavinck [8]) lê sterk klem op die noodsaaklikheid van die kerkverband:

„In de Schrift is echter elke kerk zelfstandig, met alle andere kerken in rechten volkomen gelijk. Het kerkverband is daarom nog geen zaak van willekeur. Soms moge het, b.v. bij de kerken der Hugenoten in Frankrijk, den schijn hebben alsof het verband geheel vrij door konfederatie is ontstaan. Maar dat is toch de Geref. beschouwing niet, welke op dit punt beslist tegen die der Independenten overstaat. Bij de beschrijving van het wezen der Kerk gingen alle Geref. Theologen van de ecclesia universalis uit en daalden zoo tot de ecclesiae particulares af." Bavinck gaan beslis verder as Bouwman en Kuyper. Bij laasgenoemde val die klem meer op die plaaslike kerk as op die verband, maar by Bavinck kom die kerkverband meer tot sy reg.

As ons die gereformeerde stelsel met b.v. die Roomse, Kollegialistiese- en Independente-stelsels vergelyk sal dit duideliker blyk, hoe die Gereformeerdes daarna strewe om 'n gesonde ewewig in hulle kerklike organisasie te handhaaf.

Die Roomse ken geen *kerkverband* in die sin waarin ons die woord gebruik nie. By hulle word die hele kerk van bo af op despotiese wyse geregeer. Die pous is „de opvolger van den apostelvorst Petrus en de ware stedehouder van Christus en het hoofd der gansche kerk en aller christenen vader en leeraar, en dat hem in den H. Petrus de volle macht, om de geheele kerk te weiden, te leiden en te regeeren, door onzen Heere Jesus Christus overgedragen is." [9])

Die *kollegialisme* beskou die hele kerk van 'n bepaalde land as een groot vereniging, met plaaslike, klassikale en provinsiale onderafdelings. Aan die hoof van die geheel staan 'n verteenwoordigende regering by wie al die gesag berus en wat regeer volgens die wil van die meerderheid van die lede. Die outonomie van die plaaslike gemeente word opgelos in die groot geheel.

Die *Independente* gaan weer na die ander uiterste. By hulle is

[6]) *Tractaat*, bl. 78.
[7]) A.w., II, bl. 12.
[8]) *Gereformeerde Dogmatiek*, IV, bl. 408.
[9]) Aanhaling uit die Const. Vaticanus, by H. Bouwman, a.w., II, bl. 6.



die vrees vir oorheersing deur die geheel so groot dat hulle alle regeermag aan die kerke as geheel onttrek. Die enigste vorm van *kerkverband* wat hulle erken is kerklike konferensies „ingeval er moeilikheden of verschillen waren, hetzij ten opzichte van de leer of kerkregeering, waarin de kerken in 't gemeen betrokken waren, of als het ging om den vrede, eenheid en stichting van één kerk, of wanneer een lid of leden eener kerk ongelijk was aangedaan door onordelijke censuur, en dat de afgevaardigden ter synode dan hun advies over dit geschil mochten geven, om aan al de betrokken kerken meegedeeld te worden, maar dat deze synoden niet bezaten een kerkelijke macht in eigenlijken zin, of eenige jurisdictie om eenige censuur uit te oefenen over eenige kerk of personen, of haar beslissingen op te leggen aan kerken of ambtsdragers." [10])

Stel nou hierteenoor die gereformeerde kerkverband wat gegroei het uit die behoefte aan 'n kragtige organisasie „waarbij de vrijheid van den Christenmensch, de zelfstandigheid der plaatselijke kerken en de saamhorigheid en het samenwerken der kerken onderling tot openbaring komt." [11])

Voetius verklaar ook dat die plaaslike kerk in homself 'n ware en volledige kerk is: ecclesiam parochialem esse ecclesiam veram essentialiter, et integraliter absque illa correspondentia.[12]) Maar hy beklemtoon net so sterk die noodsaaklikheid vir die plaaslike kerke om in verband met mekaar te staan: confoederatio et quidem explicita magis aut minus, essentialiter et ut sic considerata, ab Ecclesiis rectè constitutis aut reformatis abesse non debet.[13])

Alhoewel daar op elke afsonderlike kerk of gemeente 'n stellige verpligting rus om tot die kerkverband te behoort, bly die intree in so'n verband tog nog altyd 'n *vrywillige daad*. „Het intreden in het kerkverband is vrijwillig in dien zin dat niemand, geen kerk of Staatsmacht, haar kan dwingen in een bepaald kerkverband te treden. . . . Maar deze vrijheid is geen willekeur. Er moeten al zeer gewichtige oorzaken zijn, die de vrijheid wettigen om op zich zelve te blijven staan, zoodat terecht gezegd is 'dat eene op zich zelf staande kerk een abnormaal verschijnsel is.' " [14])

Die woorde wat Bouwman hier aanhaal is van H. G. Kleyn wat verklaar: „Toch moet gezegd worden dat een op zichzelf staande

[10]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 8.
[11]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 8.
[12]) P.E., IV, 127: dat die plaaslike kerk, afgesien van eenige kerkverband, wesenlik en volledig 'n ware kerk is.
[13]) P. E., 1, 61: 'n Kerkverband meer of min duidelik uitgesproke, wesenlik en as sodanig beskou, behoort nie te ontbreek aan reg ingestelde en gereformeerde kerke nie.
[14]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 9, 10.

kerk een abnormaal verschijnsel is, en al is het dat niemand, kerk noch kerkverband zulk een gemeente kan dwingen om in een bepaald kerkverband te treden, zij zou echter ophouden Protestantsche (of Gereformeerde) kerk te zijn, indien zij weigerde in gemeenschap te treden met eene kerk, die als eene ware kerk moet beschouwd worden. Gods Woord verplicht haar zich als gemeente bij de ware kerk te voegen, de heilige verplichting welke de gemeente tegenover hare leden heeft, moet haar dringen de duurzaamheid en vastheid van haar bestaan zoo krachtig mogelijk te bevestigen." [15])

Ons sou nie so ver wil gaan om te beweer dat 'n gemeente, wat weier om tot 'n kerkverband toe te tree, nie die reg het om as protestants of gereformeerd beskou te word nie. So'n gemeente maak geen deel uit van 'n besondere groep gereformeerde gemeentes, wat onder 'n bepaalde naam bekend staan nie, en daarom mag hy nie gebruik maak van die naam van die een of ander verband van kerke nie. Uit 'n regsstandpunt beskou kan so'n losstaande gemeente egter nie verhinder word om homself 'n protestantse of gereformeerde gemeente te noem nie. Uit 'n etiese standpunt is dit beslis 'n ongewenste toestand aangesien al die gemeentes 'n geestelike eenheid vorm in Christus.

Die grondslag van die kerkverband is tweeledig:

1. die goddelike instelling; en
2. die wedersydse toestemming van die kerke.

Soos Voetius verklaar: Fundamentum est geminum institutionis scil. primae, et secundae. Illud est jus divinum. Istud est consensus mutuus ecclesiarum ad talem correspondentiam et confoederationem.[16])

Voetius lei die goddelike reg af uit Hand. 15. „Het jus divinum positivium, d.i. het positief goddelik recht, wordt openbaar in de practijk en in het voorbeeld der Apostolische regeering, die door den H. Geest zijn goedgekeurd en bij gevolg aan ons voorgeschreven, Hand. 15 : 1—34; waarmede alle Christelijke theologen het wettelijk gebruik en gezag der synoden plegen te bewijzen. Voeg er bij 3 Cor. 8 : 1, 4, 19 met Rom. 15, 26, waar de samenstemming, de gemeenschap en de vereeniging der kerken in gemeenschappelijke beraadslagingen, besluiten en opdrachten, 't zij door brieven 't zij door afgevaardigden, 't zij door een synode of samenkomst, openlijk worden aangetoond." [17])

---

[15]) H. G. Kleyn, *Alg. Kerk en Pl. Gemeente*, bl. 19.

[16]) P. E., IV, 119: Die grondslag van die instelling is tweeledig, naamlik die van die eerste en die van die tweede instelling. Eersgenoemde grondslag is die goddelike reg. Laasgenoemde is die wedersydse toestemming van die kerke tot 'n sodanige verband en verbond.

[17]) P.E., IV, 129. Vertaling van Jansen: *De bevoegdheid der Meerdere*



Naas die goddelike reg handel Voetius uitvoeriger oor die wedersydse toestemming van die kerke: Sed primum fundamentum est *solum jus et mandatum divinum;* si correspondentia illa abstracte in genere in se spectetur; *voluntarius autem consensus seu pactim ecclesiarum singularium, si eam spectes concrete, in individuo,* et applicate ad tales ac tales singularis ecclesias.[18])

Voetius verduidelik dit met die beeld van die huwelik. Die huwelik is 'n goddelike instelling, maar dit kom eers tot stand deur die wedersydse wilsooreenstemming. Die goddelike reg vind sy toepassing deur die menslike faktor, die wilsooreenstemming tussen die plaaslike kerke. Net soos die indiwiduele lid eers toetree tot die gemeenskap van die kerk wanneer hy vrywillig deur die aflegging van sy belydenis lidmaat word, so tree ook die plaaslike kerke vrywillig in onderlinge verband met mekaar.

Ons eindig met die definisie van Voetius: classicalis seu sinodalis correspondentia est stata combinatio plurium ecclesiarum sub certo regimine et correspondentia ad mutuam aedificationem et conservationem.[19])

## § 2. DIE AARD VAN DIE KERKVERBAND.

Die eenheid van die plaaslike kerke in kerkverband berus allereers op die geestelike eenheid in Christus, en uiterlik op die eenheid van belydenis en kerkinrigting. Dit kom ons voor asof Dr. Rutgers te veel na independentiese kant neig as hy beweer: „De Gereformeerde kerken hier te lande hebben van den aanvang af juist integendeel zoo gesproken....: gemeenschappelijke onderwerping aan *de belijdenis* is voor ons geheele kerkverband het ééne onmisbare; en eenheid van kerkelijke vormen is dan wel *wenschelijk,* maar *het kan toch ook wel als die ontbreekt.*[20]) Ons kan ons moeilik 'n gereformeerde kerkverband voorstel waarin

---

*Vergaderingen*, bl. 6, 7. Die oorspronklike teks lui: *Jus divinum* positivum patescit in praxi et exemplo regiminis Apostolici approbate, et consequenter nobis praescripto a Spiritu sancto. Act. 15 v. 1—34. unde omnes Theologie Christiani probare solent legitimum usum et autoritatem synodorum. Adde 2 Cor. 9. 1. 4. 19 cum Rom. 15. 26 ubi ecclesiarum in unis consiliis, decretis, et mandatis consensus, communicatio et combinatio, sive per literas, sive per legatos, sive per synodum aut conventum, aperte indicatur.

[18]) P. E., IV, 168: Maar die eerste grondslag is slegs die goddelike reg en opdrag, wanneer die kerkverband abstrak na sy aard en op sigself beskou word; maar die grondslag is die vrywillige toestemming of ooreenkoms van die afsonderlike kerke, wat in dié verband ingelyf word, as jy dit (die verband) beskou konkreet, indiwidueel, en met die oog op die of die afsonderlike kerke.

[19]) P. E., IV, 119: Die klassikale of sinodale verband is 'n blywende samestelling van meerdere kerke onder 'n bepaalde bestuur en onderlinge verkeer tot wedersydse stigting en bewaring.

[20]) F. Rutgers, *Het Kerkverband*, bl. 55.

die vorme van kerkinrigting geheel aan die vryheid van die afsonderlike gemeentes oorgelaat word, mits hulle maar 'n gemeenskaplike belydenis het. Wat wel waar is, is dat dit vir 'n gesonde kerkverband nie nodig is om in sy kerkordening alle kerklike vorme tot in die fynste besonderhede te beskrywe en vas te lê nie. Solank daar maar ooreenstemming is, wat betref die essentialia, mag die adiaphora aan die diskressie van elke plaaslike kerk oorgelaat word. Ons kom later hierop terug.

Om die aard van die kerkverband te kan bepaal is dit nodig om te weet dat dit 'n vereniging is van verskillende plaaslike gemeentes, wat tot stand kom wanneer sulke plaaslike gemeentes vrywillig onder bepaalde voorwaardes met mekaar in gemeenskap tree.

Die plaaslike kerk as sigbare instituut gaan aan die kerkverband vooraf. Dit, in elk geval, is die standpunt van H. Bouwman en Voetius. Soos die absolute aan die betreklike, die deel aan die geheel voorafgaan, sic debet prius esse ecclesia, ejusve ordinatum et formatum regimen in se, antequam extrinsica relatione ad alias possit referri et in toto collectivo cum iis coordinari.[21])

Histories is dit volkome korrek. Daar was eers afsonderlike gemeentes wat op verskillende plekke deur die arbeid van die Apostels en andere ontstaan het, en wat toe later geleidelik 'n vorm van gemeenskaplike bestuur ontwikkel het. Maar wat is in die teenwoordige tyd die posisie wanneer 'n geordende kerkverband reeds bestaan en geen nuwe gemeente gestig word anders as deur die initiatief wat uitgaan van die verband of van reeds gevestigde gemeentes nie?

H. Bouwman verklaar dat selfs dan die nuutgestigte gemeente 'n selfstandige kerk vorm wat uit eie beweging tot die verband moet toetree. „Maar ook als ergens op eene plaats met behulp van eene Kerk of kerkengroep een kerk geformeerd wordt, dan is deze geformeerde kerk even zelfstandig als de kerken, die haar tot de formatie hielpen. Want zij ontleent het recht en de macht van bediening des Woords en der sacramenten en de oefening der tucht niet aan het kerkverband, maar Christus, het hoofd der kerk." [22])

Hierdie redenering is kerkregtelik heeltemal suiwer. Wel word wanneer 'n nuwe gemeente gestig word, dit beskou as behorende tot die kerkverband waaronder dit gestig is, en bepaal die Ringskommissie onmiddellik onder watter Ring die nuwe gemeente sal

---

[21]) P. E., IV, 166: So behoort die gemeente, of sy geordende en ingestelde bestuur op sigself vooraf te gaan, voordat dit in sy uiterlike verhouding in verband gebring en gekoordineer kan word met ander in die hele gemeenskap. Sien ook H. Bouwman, a.w., II, bl. 13.

[22]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 14.



ressorteer. Maar die nuwe gemeente kan nie beweer dat deur hierdie beskouing en die optrede van die Ringskommissie sy bestaan as selfstandige gemeente en sy reg van vrywillige toetreding tot die Kerkverband geweld aangedoen word nie.

Die reg van vrye keuse het die lidmate van die nuwe gemeente reeds uitgeoefen toe hulle 'n versoek aan die Ring gerig het om tot 'n afsonderlike gemeente georganiseer te word. Die feit dat die Ring (die verteenwoordiger van die Kerkverband in die besondere geval) nooit 'n nuwe gemeente mag stig teen die wil van die betrokkenes nie, regverdig die opvatting dat die vrye uitoefening van die keuse, om in die bepaalde kerkverband as gemeente opgeneem te word reeds stilswyend vervat is in die versoek tot afstigting.

Uit bostaande is dit duidelik dat die kerkverband van so'n aard moet wees dat die belange van die afsonderlike gemeentes daarin behoorlik behartig word sonder egter dat die plaaslike gemeente as 'n apàrte eenheid opgelos en uitgewis word. „De verschillende plaatselijke kerken, worden niet opgelost en omgesmolten tot eene classicale kerk. De plaatselijke kerken zijn geen onderafdeelingen van éene groote kerk, zoodat hare vrijheid en zelfstandigheid zou zijn opgeheven." [23])

Voetius lê nadruk daarop dat die partikuliere kerk nie sy identiteit mag verloor binne die kerkverband nie. As voorbeeld noem hy die eenheid van die Republiek van die Verenigde Nederlande, bestaande uit sewe afsonderlike Provinsies, wat hulle identiteit behou het na unifikasie,[24]) of die beeld van die see wat uit verskillende oseane bestaan en tog saam een see vorm. Dit is 'n eenheid van homogene en gelyksoortige dele.[25]) M.a.w. die unio ecclesiarum [26]) is nie 'n eenheid waarin die bestaan van die plaaslike kerke opgelos word, sodat hulle slegs onderdele van 'n groot geheel vorm nie; maar dit is 'n verband van gelykwaardige, saamstellende eenhede.

Die verband is egter nie só los dat ons nie kan praat van 'n *eenheid* van Sinodaalverbonde kerke nie. Die Sinodale verband is vir Voetius *kerk*, as 'n eenheid in die enkelvoud beskou. In sy definisie van die *sigbare kerk* noem hy dit 1. die versameling van een afsonderlike gemeente onder een kerkraad; of 2. plurium ecclesiarum combinatio, unio et concorporatio sub una synodo sive minori (quam classes nostrates vocant) sive majori quam

---

[23]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 14.

[24]) P. E., 224: Haut aliter ac singulis civitatibus potestas politica competit; certe illis in unam correspondentiam, societatem, Republicam combinatis, politica potestas neganda non est.

[25]) Sien M. Bouwman, V.O.S., bl. 66.

[26]) P. E., IV, 117.

absolute synodum provincialem aut nationalem dicimus.[27])

Ook die verskillende benaminge wat Voetius gebruik om die Sinodaalverbonde kerke aan te dui bewys dat hy aan die kerkverband dink as 'n *eenheid in korporatiewe sin.*

Hy gebruik b.v. die volgende *combinatio; correspondentia; confoederatio; communio; conjunctio; unio; concorporatio; societas classica aut synodica; unitas,* ens. gewoonlik met die toevoeging *„van die kerke,"* of tesame met die byvoeglike naamwoord *klassikaal* of *sinodaal.* M. Bouwman verklaar dat die gebruik van die benaminge „wijst beslist in de richting dat hij het geheel der synodaal verbonden kerken opvat als een kerkrechtelijke, corporatieve eenheid, zooals ook de plaatselijke kerk een eenheid is in institutairen zin." En verder: „de synodale eenheid der kerken is *kerk* een eenheid in institutairen zin, een geheel (totum) waarvan de particuliere kerken deelen zijn." [28]) M.a.w. die geheel van die Sinodaal verbonde kerke is ecclesiae instituta en die ampsdraers van hierdie instituut vorm 'n corpus of een liggaam, soos Voetius in die volgende sitaat duidelik aantoon. Hy verklaar dat die eenheid en beoefening van die gemeenskap van die Heiliges genoegsaam is om die jus divinum (goddelike reg) van die kerkverband aan te toon, en omskrywe dan die kerkverband as volg: correspondentia, et conjunctio plurium ecclesiarum in unum corpus.[29]) By 'n ander geleentheid heet dit weer van die kerke in unum corpus aut societatem conjunctae.[30]) Voetius praat ook van die liggaam van die klassikaal- of sinodaalverenigde kerke: corpus ecclesiarum in unam correspondentiam classicam aut synodicam unitarum.[31])

Die korporatiewe eenheid van die kerkverband, soos deur Voetius geleer, word ontken deur die kanonisie van die nuwe gereformeerde rigting in Nederland. Ons kan hier noem die name van Dr. A. Kuyper,[32]) Dr. F. Rutgers [33]) en Dr. H. Schokking. [34])

Kuyper se opvatting word weergegee in die volgende aan-

[27]) P. E., I, 22: 'n Kombinasie, vereniging en samevoeging van verskeie kerke onder een sinode, hetsy 'n mindere (wat ons landgenote 'n classis noem) of 'n meerdere wat ons in eigenlike sin 'n sinode, provinsiale of nasionale, noem.

[28]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 71—72. cujus partes simulares sunt omnes particulares ecclesiae.

[29]) P. E., IV, 225, verband, of vereniging van meerdere kerke in een liggaam.

[30]) P. E., III, 474, kerke in een liggaam of vereniging verbind.

[31]) P. E., III, 26, liggaam van kerke in een klassikale of sinodale verband verenig. Vir nog meer voorbeelde van dieselfde soort sien M. Bouwman, V.O.S., bl. 73.

[32]) C.f. A. Kuyper, *Tractaat.*

[33]) C.f. *Het Kerkverband* en *Rechtsbevoegdheid.*

[34]) H. Schokking: *De Leertucht in de Gereformeerde Kerk van Nederland tusschen 1570 en 1620,* (Amsterdam, 1902).



haling: 1. „dat elke locale kerk in zichzelven het wezen eener kerk besit; 2. dat het *uiterlik* verband in *rechten* met andere kerken niet anders dan door confoederatie tot stand komt; en 3. dat het organische geheel alleen gevormd wordt door de *onzichtbare* kerk, terwijl in deze onzichtbare kerk de locale kerken de organisch samenstellende *deelen,* en de classen en nationale kerk slechts de organische *groepen* zijn."[35])

Die nadruk val by Kuyper nie op die *aard* van die kerkverband nie, maar op die *wese* van die plaaslike kerke. Hy trek te velde teen die kollegialistiese opvatting „dat onze landskerk een organische eenheid vormt en de classen en locale kerken slechts als deelen of cellen in deze organische eenheid bestaan." [36]) Dit is blijkbaar vir hom 'n teenstrydigheid om aan die kerkverband 'n organiese eenheid toe te ken en tog nog die wese en identiteit van die plaaslike kerk te handhaaf. So'n organiese eenheid van die kerkverband moet noodwendig kollegialisties wees.

F. L. Rutgers en saam met hom Jhr. A. de Savornin Lohman bepleit ook die stelling dat die kerke in kerkverband gegroepeer geen eenheid in institutêre sin vorm nie. As bewys vir hulle stelling, haal hulle Voetius [37]) aan, en lewer die volgende kommentaar daarop. „Daarom juist bleef men ook daarna [38]) altijd spreken van de Nederlandsche Gereformeerde Kerken (in het meervoud), ook in het opschrift der Kerkenordeningen die toch juist voor het geheele kerkverband golden, en betoogde b.v. Voetius (ibid P. III, L.I.T. III CV; Ed. F. L. Rutgers, Blz. 286), dat door het kerkverband niet een nieuwe vorm van kerk werd ingevoerd, en dat die gezamenlijke kerken dan ook eigenlijk niet 'kerk' (in het enkelvoud) konden genoemd worden." [39]) Die teks uit Voetius waaruit aangehaal word, gee ons, om misverstand te voorkom, volledig hier weer: [40]) „An et quando coetus classici aut synodici sint et dici possint ecclesia, aut ecclesiae visibiles et particulares? Resp. I Ecclesia una in singulari numero proprie dici non possunt; sed tropici, quia repraesentant ecclesias et associantur et agunt in illo coetu quasi ecclesia una. Sicuti exercitus aut militia dicuntur praefecti militares in Senatum seu συγκλητον βόυλλω militarem coacti. II Ecclesiae unitae seu combinatae (in plurali numero) dicuntur, non primó et immeditatè, sed secundó et mediate per delegationem scil: quia sunt aliqui ab ecclesiis delegati, in quibus et per quos ecclesiae delegantes intelliguntur

[35]) A. Kuyper, *Tractaat,* bl. 34.

[36]) Ibid.

[37]) P. E., IV, 167.

[38]) Na die vereniging v. d. plaaslike gemeentes in Kerkverband.

[39]) Rechtsbevoegdheid, bl. 203.

[40]) P. E., IV, 167, Prob. IV.

ibi convenire et agere, et sic actualiter suam correspondentiam exercere. Primo autem et immeditate correspondentia seu unio plurium ecclesiarum et tribiutur ipsis ecclesiis: quae etiam continuo manet, sive synodus habeatur sive non; et actus correspondentia aliquis hic et nunc exerceatur, aut non exerceateur, haut aliter ac foedera, conjugia, ministeria ecclesiastica etc. Hinc patet non introduci a nobis novam et distinctam ecclesiae formam.[41])

Wat Voetius hier beweer is dat die klassis en die Sinode (as kerklike vergadering) nie *kerk* in enkelvoudige sin genoem mag word nie. Hy beweer nie, soos Rutgers wil voorgee, dat die *gesamentlike kerke,* waarvan die klassikale- of sinodalevergadering maar net die *organe* is, nie kerk in enkelvoudige sin genoem mag word nie. Deur sinodale vergadering hier as sinoniem met gesamentlike kerke te beskou sou 'n ongeoorloofde afleiding wees. Die hele stuk handel net oor die vraag of die klassikale- of Sinodale*vergadering* kerk in enkelvoudige sin genoem mag word.

H. G. Kleyn het ook op die verwarring van *kerklike vergaderinge* met *vergadering van kerke* gewys en dit bestry. „Het is zeer bevreemdend dat de schrijvers van R(echtsbevoegdheid) de uitspraak van Voetius dat kerkelijke *vergaderingen* slechts in oneigenlijken zin *kerk* genoemd kunnen worden, zoo opvatten dat ook de kerken die samenkomen, niet ééne kerk zouden kunnen heeten. Daarmede is lijnrecht in strijd Synopsis Purioris Theologie, p. 440: 'Deze zichtbare kerk wordt op tweederlei wijze beschouwd, of als een bijzondere gemeente van een dorp, eene stad, of *provincie*.... of als eene algemeene vergadering' " [42])

Kleyn het, soos M. Bouwman ook opmerk, waarskynlik nie die oorspronklike teks self gelees nie, want dan sou dit nie vir hom nodig gewees het om die stelling van Lohman-Rutgers te bestry

---

[41]) IV. Probl. of en wanneer klassikale of sinodale samekomste is en genoem kan word 'n kerk, of sigbare en plaatselike kerke? Antwoord. 1. Kerk in die enkelvoud kan hulle nie eigentlik genoem word nie; maar wel figuurlik, omdat hulle kerke verteenwoordig, en assosieer en handel in die samekoms asof hulle een kerk is. Soos militêre hoofde, in 'n militêre raad byeen, leër of burgermag (armee volgens die gewone spraakgebruik) genoem word. 2. Verenigde of gekombineerde kerke (in die meervoud) word so genoem, nie primêr en onmiddellik nie, maar sekondêr en middellik deur afvaardiging naamlik, omdat deur die kerke persone afgevaardig is, in wie en deur wie die delegerende kerke geag word daar byeen te kom en te handel, en so daadwerkelik sy verband uit te oefen. Primêr egter en onmiddellik kom die verband of eenheid van meerdere kerke byeen en dit word toegeskryf aan die kerke self: welke verband egter permanent bly, onverskillig of al of nie 'n sinode gehou word; en 'n handeling van die verband word hier en nou verrig, of nie verrig nie, nie anders as verbonde, huwelike, kerklike bediening nie ens. Hieruit blyk dat deur ons geen nuwe aparte vorm van kerk ingevoer word nie.

[42]) H. G. Kleyn, *Alg. Kerk en pl. gemeente,* bl. 317 noot 2.



uit 'n ander teologiese werk nie, hy kon dit net so goed met die woorde van Voetius self gedoen het. In die stuk wys Voetius daarop dat alhoewel die vergadering nie in direkte sin *kerk* genoem mag word nie, dit nogtans is die *„kerkverband of eenheid van meerdere kerke"* (correspontia seu unio plurium ecclesiarum convenit) wat vergader en handelinge verrig. En op 'n ander plek [43]) verdedig Voetius uitdruklik die gebruik om die gesamentlike kerke van 'n bepaalde verband kerk in enkelvoudige sin te noem: ob nullam enim aliam rationem, congregationes istae multae, Ecclesiae nomine in singulari numero designantur, nisi quod a pluribus Presbyteris eas pascentibus, majorisque momenti res in Classicali Conventu determinantibus, in communi gubernarentur. Hujusmodi fuit Ecclesia Ephesina Actor 20. 17 et Hierosolymitana Act. II. 22." [44])

Wanneer Voetius egter in die voorgaande stuk nie die *vergadering* self kerk in enkelvoudige sin wil noem nie, en wanneer hy sy argument konkludeer deur te verklaar „hinc patet non introduci a nobis novam et distinctam ecclesiae formam," is dit in ooreenstemming met sy beskouing dat, hoewel die kerke saamverbonde in Sinodale verband 'n Corpus of liggaam vorm, daardeur nog geen nuwe vorm van kerk geskep word wat in wese sou verskil van die plaaslike kerke of in gesag *bo* hulle sou staan nie. M.a.w. die kerkverband, soos hy dit voorstel kan nie aanleiding gee tot die ontstaan van katedraal kerke of metropolitaanse kerke, soos onder die Roomse hiërargie die geval was nie. Die gereformeerde teoloë van Voetius se dae en ook die van latere datum was altyd bevrees vir die skepping van enig iets in hulle kerk organisasie waardeur dit vir een bepaalde kerk moontlik sou word om hom bo die ander te verhef en oor hulle te gaan heers. In die verband verklaar M. Bouwman: „Hier hebben wij ook de reden waarom Voetius in het algemeen op de eenheid de gezamenlijke kerken weinig den nadruk legt. Van één bepaalden vorm van eenheid der Kerken is Voetius een verklaard tegenstander, nl. van de eenheid in hiërarchischen zin, waarbij de cathedraal-kerk waaraan de bisschop verbonden is, over de andere kerken heerschappij voert. Dit is de unio ecclesiarum zooals zij bij Rome gevonden word.... Zulk een unio ecclesiarum is natuurlijk geheel iets anders dan de eenheid der synodale verbinding volgens het gereformeerde Kerkrecht. Volgens dit stelsel vormen de gezamen-

---

[43]) P. E., IV, 839.

[44]) Want om geen ander rede nie word daardie vele gemeentes met die naam kerk in die enkelvoud aangedui, dan omdat hulle deur die groter aantal ouderlinge wat hulle laat wei (lei) en die sake van meerder belang in die klassikale vergadering beslis, gesamentlik bestuur word. Van hierdie aard was die kerk in Efese, Hand. 20 . 17 en in Jerusalem, Hand. 11 . 22.

lijke kerken wel een eenheid, een corpus synodicum, zooals Voetius zegt, maar dan toch altijd zoo dat de gelijkheid en de zelfstandigheid van de kerken en de ambtsdragers onderling gehandhaaft blijft." [45])

As Lohman-Rutgers beweer: „het is zeer onschriftuurlijk, ongereformeerd en onjuist de gezamenlijke kerken eener provincie 'de provinsiale kerk' te noemen," [46]) kan ons nie met hulle saamstem nie. Wat hierdie saak betref, kom die redenering van Voetius ons heeltemal suiwer voor. In kort kom dit, volgens Voetius, hierop neer: Die Sinodale vergadering is geen *kerk* in eigenlike sin nie, maar omdat die Sinode die *Kerk* verteenwoordig, handel die Sinode *asof dit een kerk* is wat handel (quasi ecclesia una).[47])

H. Schokking soek in die eenheid van die Sinodaalverbonde kerke 'n moontlike oplossing vir die skepping van 'n algemene amp, „dat niet gebonden is aan een plaatselijke kerk." [48]) Maar dan betreur hy dit dat Voetius hom hierin nie steun nie. So'n algemene amp „was voor Voetius echter een vrij wel onaannemelijke voorslag. Vandaar dat hij — zeldzaam verschijnsel bij dezen scherpzinnigen dialecticus — bij dit toch niet ongewichtig punt zich van de quaestie eenigszins afmaakt en liever erkent 'determinare nequo' dan zijn sterk doorgevoerd beginsel der plaatselijke zelfstandigheid aan te vullen door de erkenning van de eenheid der kerk waarin eerst de volle ontwikkeling van het lichaam van Christus zich naar buiten vertoont." [49]) As Schokking net 'n bietjie verder in Voetius gesoek het, sou hy, soos ons hierbo aangetoon het, die nodige steun vir sy *eenheid* van die kerk, gevind het. Die „scherpzinnige dialecticus" het hom nie, soos Schokking veronderstel, met 'n determinare nequo van die saak afgemaak nie.

Behalwe Voetius, noem M. Bouwman,[50]) nog ander teoloë wat dieselfde standpunt inneem. Daar is b.v. Walaeus, wie se werk deur H. G. Kleyn, in die aanhaling hierbo, gebruik word.

Dit is vir ons van betekenis om daarop te wys dat wanneer die Ned. Geloofs-Belydenis in art. 32 verklaar: „Intussen glo ons, alhoewel dit nuttig en goed is dat dié regeerders van die Kerk onder mekaar sekere ordinansies instel en bevestig tot instandhouding van die liggaam van die Kerk, hulle nogtans op hulle hoede moet wees om nie af te wyk van wat Christus, ons enigste Meester, vir ons ingestel het nie," kan dit niks anders beteken nie, as dat daar van die kerk as geheel in institutêre sin gespreek word.

---

[45]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 79.
[46]) *Rechtsbevoegdheid,* bl. 62, voetnoot.
[47]) P. E., IV, 167 supra.
[48]) *De Leertucht,* supra, bl. 83.
[49]) Ibid.
[50]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 83 vv.



So ook die Westminster Confession: [51])

„Unto this catholic visible church Christ hath given the ministry, oracles, and ordinances of God." In die kommentaar hierop lees ons: „in various places of the New Testament, the word Church (as applied to the visible Church) cannot be restricted to any particular congregational Church. When we are told that Saul made havock of the Church (Acts VIII, 3), and that 'he persecuted the Church of God, and wasted it' (Gal. 1, 13), it cannot be supposed that it was only a single congregation that was exposed to his fury." [52])

So ook die Discipline Ecclesiastique: „Les Eglises et les particuliers seront avertis, de ne se departir, pour quelque persecution qui survienne, de l'únion sacrée du crops de l'Eglise." [53])

Die General Assembly van die Skotse Kerke heg die volgende opskrif aan hulle Sinodale besluite:

„The haill Kirk appoints and discerns." [54]) I.v.m. hulle „assemblies" bepaal die Second Book of Discipline: [55]) „The nationall assemblie quhulk is generall to us, is a lawful convention of the haill [56]) kirks of the realm, or nation, where it is usit and gatherit for the common affairs of the kirk; and may be callit the generall eldership of the haill kirk within the realme."

Die slotsom waartoe M. Bouwman kom is as volg: „De vaderen handhaven beide, én dat de synodale verbinding een associatie van kerken is én dat de gezamenlijke kerken een werkelijke eenheid vormen in institutaeren zin. Spanheim spreekt van de zaken, quae in comunni integrum Ecclesiarum alicujus Provinciae vel nationis corpus concernunt." [57])

Wanneer ons H. Bouwman [58]) oor hierdie saak raadpleeg vind ons dat hy ofskoon meestal 'n betroubare gids, oor die vraag, of die gesamentlike kerke 'n eenheid in institutêre sin vorm, nie uit een mond spreek nie. Op een plek [59]) verklaar hy: „De classicale

---

[51]) Ch. XXV, Art. 3.
[52]) *Exposition of the Confession of Faith* by R. Shaw, (Edinburgh, 1865).
[53]) Ch. VI, art. 3 de L'Union des Englises: Die Kerke en die besondere lede daarvan word aangesê om nie af te wyk van die heilige eenheid van die liggaam van die kerk, selfs al word hulle vervolg, nie.
[54]) Sien M. Bouwman, V.O.S., bl. 83.
[55]) *The Books of Discipline* (Edinburg, 1836), Ch. VII, Art. 21.
[56]) „haill" beteken *die hele* en nie „holy" soo Lechler, *Geschichte der Presbyterial — und Synodal — Verfassung,* bl. 97, meen nie. Sien M. Bouwman, V.O.S., bl. 83, Voetnoot 1.
[57]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 83. Die aanhaling uit Spanheim is te vind by: Spanheims F. F., *Opera Omnia,* T. II, kolom 1330, 8 (Lugduni Batavorum, 1703) en kan vertaal word (sake) „wat in die algemeen die hele liggaam van die verskillende provinsiale of nasionale kerke aangaan".
[58]) *Kerkrecht* t.a.p.
[59]) A.w., II, bl. 128.

vergaderingen kunnen evenals de synoden wel een kerk genoemd worden, zoodat dan ook de gezamenlijke kerken in een classis of eene provincie de ecclesia van die classis of provincie genoemd worden." Dit is volkome in ooreenstemming met die resultaat wat ons bereik het. Maar dan sê hy net in die volgende sin: „de classicale kerken vormen samen wel een eenheid, maar toch niet in corporatieven zin zooals een plaatselijke kerk." En op 'n ander plek [60]) laat hy hom as volg uit: „Immers door het verband ontstaat er geen nieuwe kerk. De verschillende plaatselijke kerken worden niet opgelost en omgesmolten tot eene classicale kerk." [61])

H. Bouwman, is, in navolging van die nuwere kanonisi van die afgeskeie gereformeerde kerk in Nederland, ook geneig om die selfstandigheid van die plaaslike gemeente te sterk te beklemtoon, ten koste van die eenheid van die geheel van saamverbonde kerke. Hy hou blykbaar ook nie rekening met die feit dat Voetius net soveel nadruk as hulle self lê op die selfstandigheid van die plaaslike kerk, maar dát hy nie daardeur die eenheid van die gesamentlike kerke in institutêre sin loën nie.

Die resultaat van die bespreking oor die aard van die Kerkverband kan as volg saamgevat word:

1. Die Kerkverband is 'n vrywillige assosiasie van outonome gemeentes wat dieselfde belydenis en Kerkinrigting het, aangegaan met die oog op die behartiging van hulle gemeenskaplike belange en vir die bevordering van hulle algemene welsyn.

2. Die afsonderlike plaaslike kerke gaan die vereniging in kerkverband vooraf. 'n Kerk word nie pas kerk deurdat dit in die verband opgeneem word nie, maar is in sigself 'n volledige kerk.[62])

3. 'n Plaaslike kerk moet dus as 'n ware kerk erken word selfs al staan dit buite die kerkverband, maar daar rus tog op elke plaaslike kerk die stellige verpligting om op grond van die kerke se geestelike eenheid in Christus tot die verband toe te tree.

4. Deur saam te kom in verband met mekaar verloor die saamstellende eenhede nie hulle identiteit of selfstandige bestaan nie. Dit is 'n combinatio ecclesiarum van homogene eenhede.

5. Dit is ook 'n kombinasie van gelykwaardige lede. Geen enkele saamstellende eenheid verkry 'n hoër rang of gesag as enige van die ander eenhede nie. Die kerkverband skep geen katedraal- of metropolitaanse kerk, soos in die Roomse stelsel nie.

[60]) *Kerkrecht*, II, bl. 14.

[61]) Bouwman het hier waarskynlik in gedagte Lohman—Rutgers se vertolking van Voetius, P. E., IV, 167, wat ons hierbo behandel het, en ook die uitspraak van Kuyper in dieselfde trant.

[62]) „Die vereeniging met andere kerken maakt haar niet tot kerk, deze is slechts een waarborg voor haar blijvend bestaan en haar welstand als kerk." (H. G. Kleyn, *Alg. Kerk*, bl. 19).



6. Die afsonderlike kerke behou hulle selfbestuur insoverre dit nie in botsing kom met die algemene belange van die Kerk as geheel nie.

Kleyn verklaar: „Wil men niet geheel of halfverwege op de Roomsche paden terugkeeren, dan was het noodig de zelfregeering der plaatselijke gemeenten te handhaven. Zelfregeering niet in dien zin dat de plaatselijke gemeente in alle dingen volkomen vrij zoude zijn te doen of te laten, wat zij verkoos, maar zoo dat erkend werd dat zij in alle dingen, die de gemeenschap der kerken niet raakten zich zelven vrij konden besturen, zonder dat daarom nog geloochend werd, dat geschillen tusschen de gemeente en enkele leden niet in laatste instantie door het geheel der kerken mochten worden afgedaan." [63])

7. Die saamverbonde gemeentes vorm 'n eenheid in *institutêre* sin, sodat ons van die verskillende en in een kerkverband saamgesnoerde kerke mag spreek in die enkelvoud as hierdie of daardie Kerk.

8. Die Sinode is nie die *Kerk* nie, maar hy is die *orgaan* van die Kerkverband. Die Kerk tree op deurmiddel van sy orgaan. Die besluite en handelinge van die Sinode mag dus met reg bestempel word as die besluite en handelinge van die *Kerk*.

## § 3. DIE VERBREKING VAN DIE KERKVERBAND.

Met die resultaat, in die vorige paragraaf bereik, voor oë moet nou 'n antwoord gevind word op die vraag, in hoeverre en onder watter omstandighede dit moontlik is om die kerkverband te verbreek.

Hierdie probleem het drie afsonderlike gesigspunte:

1. Die suiwer Kerkregtelike, waar nagegaan word, gesien die aard van die verband en die wyse waarop dit tot stand gekom het, of daar 'n Kerkregtelik-konstitusionele reëling bestaan waarvolgens die verband weer opgehef of eensydig verbreek kan word.

2. Die privaatregtelike, waar die regsgeleerde die vrae sal stel, wat die aard is van die organisasie as geheel; wat die grondslag is van die ooreenkoms waardeur die organisasie in die lewe geroep is; en wat die privaatregtelike verhoudinge is o.a. ten opsigte van die goedere van die verskillende lede van die organisasie as dit ontbind word, of as sommige lede hulle daarvan wil onttrek.

3. Die sedelike, waar die individuele lidmaat aan homself die vraag moet stel: Wat eis my gewete van my? Moet ek in 'n gegewe omstandigheid binne die kerk en kerkverband bly of

[63]) H. G. Kleyn, *Alg. Kerk en Pl. Gemeente*, bl. 18.

moet ek my daaraan onttrek in getrouheid aan Gods Woord, afgesien van wat die Kerk of sy wette mag voorskrywe.

Dit is moeilik om die drie gesigspunte behoorlik uitmekaar te hou omdat hulle in die praktyk so inmekaargevleg is. Ook word hulle in die werke oor die onderwerp nie streng uitmekaar gehou nie. Die vraag na die verbreekbaarheid van die kerkverband het in die brandpunt van kerklike belangstelling gestaan veral, tydens die Doleansie en Afskeiding van 1886 in Nederland. In dié tyd is veel oor die saak geskrywe maar aangesien dit alles polemiese geskrifte is wat die saak van die een of die ander kant bepleit vind ons daarin nie veel wat ons kan help om algemeen geldende beginsels te vind nie.[64])

H. Bouwman verklaar op grond van die volgende sitaat uit Voetius: [65]) Ecclesiis, quae correspondentiae jam incorporatae sunt, non est liberum eam deserere, aut intermittere, nisi in casu necessitatis,[66]) dat die kerkverband nie anders as in geval van nood mag verbreek word nie. „Evenals de geloovigen eenmaal in de gemeenschap der Kerk ingelijfd, dien band niet willekeurig mogen verbreken, zoo ook mag de kerkgemeenschap niet anders dan in geval van noodzakelijkheid worden verbroken." [67])

Hy gee egter nie 'n duidelike omskrywing van wat as in 'n 'geval van noodsaaklikheid' beskou moet word nie.

Dr. A. Kuyper noem drie gevalle waarin dit, volgens hom, vir 'n hele gemeente noodsaaklik kan word om uit die verband te tree:

1. Wanneer die kerkverband 'n lid van die plaaslike gemeente vonnis, en die kerkraad die gevonnisde se party kies;
2. Wanneer die kerkraad hom verset teen 'n bepaling deur die kerkverband gemaak;
3. Wanneer die kerkraad van oordeel is dat die verband bedorwe is, en dat dit vir die gemeente se welsyn noodsaaklik is om uit te tree.[68])

Die reg om uit die verband te tree verdedig Dr. Kuyper met 1. 'n beroep op die gehoorsaamheid wat moet betoon word aan die eise van Gods Woord (d.i. die sedelike oorweging); en 2. „de omstandigheid dat elke kerk die in kerkverband trad, het recht

[64]) Die belangrikste werke in die verband is: Dr. A. Kuyper, *Tractaat van de Reformatie der Kerken.* — Dr. F. L. Rutgers, *Het kerkverband der N. Ger. Kerken.* — Lohman, Rutgers, *De Rechtsbevoegdheid onzer plaatselijke Kerken.* — Ds. H. G. Kleyn, *Algemeene Kerk en Plaatselijke Gemeente.* — E. Cesar Segers, *De rechtsbevoegdheid der bijzondere gemeenten van de N. H. Kerk of der plaatselijke kerken.*

[65]) P.E., IV, 168.

[66]) Kerke, wat in die kerkverband reeds opgeneem is, besit nie die vryheid om dit te verlaat of te onderbreek dan in geval van noodsaaklikheid nie.

[67]) H. Bouwman, *Kerkrecht,* II, bl. 10.

[68]) A. Kuyper, *Tractaat,* a.w., bl. 148.



behield om dien band weer te slaken; en dit wel overmits geen kerk ooit macht bezat of kon hebben om zichzelve als slavin te verkoopen. Want, stel al een kerkeraad hadde een contract aangegaan, om haar kerk voor altoos te binden, zelfs al ware het, dat uit dien band een afhoereeren van den levenden God voor haar zou voortvloeien, dan ware zulk een contract reeds daarom nietig, omdat elke immoreele verbintenis zelfs door het Burgerlijk wetboek voor ongeldig wordt verklaard." [69])

Kuyper gaan verder en beweer dat die drang tot so'n stap nie uit „farizeeuschen hoogmoed, uit woelziek malcontentement of uit oppervlakkige kerkideën voortkome, maar diep wortele in de gebondenheid en gehoudenheid der ziele tot onderwerping aan Gods Woord." [70]) Hy gee dus geen kerkregtelike grondslag vir die verbreking van die kerkverband nie, maar alleen die sedelike oorweging van gehoorsaamheid aan Gods Woord selfs teen die regsorde in. Volgens hom sou dit in al hierdie gevalle die kerkraad wees, wat aan die gemeente moet interpreteer wat die eis van Gods Woord in 'n gegewe geval is. Kenmerkend van Dr. Kuyper se standpunt is dat die gemeente in hierdie uiters belangrike saak glad nie geken word nie. Hy spreek deurgaans van die kerkraad se verantwoordelikheid, b.v. „betoone de kerkeraad dien zedelijken ernst ook daarin dat hij de gemeente zelve gevoelen doe, dat een heilig werk voor haar eigen behoudenis ondernomen wordt." [71]) En verder moet die kerkraad so'n besluit tot uittrede uit die verband nie met 'n „naauw noemenswaarde meerderheid" [72]) neem nie. En as so'n besluit geneem is, moet die kerkraad darem by wyse van omsendbriewe die gemeente „inlichten omtrent hetgeen voorvalt." [73])

Lohman-Rutgers neem ook dieselfde standpunt in. Hulle beweer: „Indien de kerk uittreden mag, dan moet dit natuurlijk geschieden door den Kerkeraad die immers het geheel vertegenwoordigt." [74]) Dit sou heeltemal korrek wees indien hulle daarby bedoel dat die Kerkraad as orgaan van die gemeente die nodige handelinge i.v.m. die stap moet verrig, om uit die verband te tree; maar hulle is seker nie reg as hulle beweer dat die Kerkraad, in hierdie saak, in eie reg kan optree, sonder om die gemeente te raadpleeg of oor die saak te laat besluit. Dit is 'n oorskryding van die grense van 'n kerkraad se bevoegdheid as hulle beweer: „Ook al stemt een deel der gemeente met de uittreding niet in, zoo blijft toch de

[69]) Dr. A. Kuyper, *Tractaat,* bl. 157.

[70]) Ibid.

[71]) *Tractaat,* bl. 158.

[72]) Ibid.

[73]) Ibid., bl. 159.

[74]) *Rechtsbevoegdheid,* bl. 147.

bevoegdheid des kerkeraads onverkort. Evenals in elke corporatie of personenvereeniging, bestaat er ook in de locale kerk slechts één wil, de genootschappelijke." [75]) Hierdie redenering sal nie voor die burgerlike regter standhou nie — soos ons later sal aantoon — en ewemin sal dit voor die vierskaar van die kerkreg kan bestaan. Selfs al sou ons toegee dat daar binne die gemeente maar *een wil* bestaan, dan nog is daardie wil nie die van die kerkraad nie, maar van die gemeente self. Ons het immers tevore aangetoon dat die regeermag oor die kerk nie by die ampsdraers berus nie; maar by die *gemeente self* en dat die regeermag net *uitgeoefen* word deur die ampsdraers namens die gemeente. Die enigste wil wat hom in hierdie geval kan laat geld ten gunste van uittrede uit die kerkverband, is die van die hele gemeente.

Lohman-Rutgers trag hulle redenering as volg te versterk: „Doch nu doet zich de vraag voor of de kerkeraad, die wel is waar de vertegenwoordigster is der gemeente, maar toch niet naar willekeur mag handelen, zijn mandaat niet te buiten gaat." [76]) Hulle meen dat dit, wat die verbreking van die kerkverband betref, nie die geval is nie. Hulle gee toe dat die bestuur van 'n vereniging nie die vereniging kan vernietig sonder die medewerking van die lede nie; maar vervolg „een kerkeraad, uitgaande uit het verband met andere kerkeraden, vernietigt niet het bestaan van de locale kerk, maar verbreekt enkel een met andere corporaties aangegaan contract of accoord, en dat wel juist om het in zijne oogen ware verband te beter te kunnen handhaven." [77])

Ons het hier weer 'n logiese konsekwensie van die ons insiens foutiewe opvatting dat die kerkverband geen eenheid in korporatiewe sin vorm nie. Dit is vir hierdie skrywers 'n losse ooreenkoms wat maar weer te eniger tyd eensydig deur die kerkraad namens die gemeente opgesê mag word.

In een van sy ander werke [78]) wend Rutgers 'n poging aan om die saak uit 'n kerkregtelike oogpunt te beskou: „Het kerkverband werd gehandhaafd, door handhaving der aan al zijne kerken gemeenschappelijke belijdenis; het werd buiten werking gesteld, waar dat noodig was om die belijdenis zuiver te bewaren; het werd verbroken, waar afwijking van die belijdenis het inderdaad reeds had losgemaakt; en het werd hersteld, door vernieuwde aansluiting aan al wat die belijdenis was blijven vasthouden." [79]) En verder: „Klaarder dan woorden het kunnen, toont ons die ge-

[75]) *Rechtsbevoegdheid*, bl. 147.
[76]) *Rechtsbevoegdheid*, bl. 147.
[77]) Ibid.
[78]) *Het Kerkverband*, t.a.p.
[79]) *Kerkverband*, bl. 54.



dragslijn waarop de Kerkorde rustte, waarin zijn karakter eigenlijk gelegen was, aan welke voorwaarde het moest blijven voldoen, waartoe het de kerken als het ware contractueel verplichtte, en wanneer dat contract mocht en moest geacht worden door wanpraestatie vervallen te zijn." [80])

Hierdie redenering is heeltemal suiwer in dié opsig dat, wanneer 'n vereniging op 'n sekere grondslag tot stand gekom het, daardie grondslag nie sonder algemene goedkeuring en langs die voorgeskrewe weg verander mag word nie. Maar indien daar 'n afwyking gekom het, moet die party wat dit beweer eers sy taak voor die bevoegde outoriteite bewys voordat hy hom mag beskou as die voortsetting van die oorspronklike basis. Rutgers beweer verder dat die belydenis die hoofsaak is by die Kerkverband, en waar van die belydenis afgewyk word, is dit blykbaar nie nodig om enige verdere kerklike vorme in ag te neem nie, want daardeur word dan toegegee dat die kerkverband 'n genootskappelike is.

„Bij een genootschappelijken band is juist die regeling de hoofdzaak, ja het één en het al. En wanneer men aan de belijdenis dan nog hecht, dan is de redeneering: het kerkverband is gelegen in de gemeenschappelijke onderwerping aan de *reglementen*; en de eenheid van belijdenis is wel *wenschelijk*, maar het kan *toch ook wel* als die ontbreekt. De gereformeerde kerken hier te lande hebben van den aanvang af juist integendeel zoo gesproken: gemeenschappelijke onderwerping aan de *belijdenis* is voor ons geheele kerkverband het éene onmisbare; en éénheid van *kerkelijke vormen* is dan wel wenschelijk, maar het kan toch ook wel als die ontbreekt." [81]) Indien hierdie voorstelling van Rutgers korrek is, dan beteken dit dat die Gereformeerde kerke in Nederland 'n suiwer independentistiese stelsel toegepas het. Dat dit nie die geval is nie, is meermale in die loop van hierdie verhandeling aangetoon op gesag van die grootste gereformeerde kerkregtelike skrywer van die 17e eeu, Voetius.

Die saak i.v.m die verbreekbaarheid van die kerkverband word o.i. die duidelikste gestel deur H. G. Kleyn. Alhoewel ons dit beslis nie met al sy stellings en gevolgtrekkings in sy werk eens is nie, moet ons hom gelyk gee wat die volgende betref. In antwoord op die vraag of dit 'n kerkraad vry staan om die kerkverband te verbreek, redeneer hy as volg:

1. „Algemeen wordt dan ook erkend dat eene gemeente, die de

[80]) *Het Kerkverband* — die gedragslyn waarna hier verwys word is die van die Amsterdamse kerkraad in die 17e eeu.
[81]) *Kerkverband*, bl. 55.

voorrechten uit het kerkverband voortvloeiende wilde genieten, tot gehoorzaamheid verpligt was." [82])

2. „Maar, zegt men, indien de plaatselijke kerk deze voorrechten wilde opgeven, was zij volkomen vrij het verband te verlaten." [83]) Hierop gee Kleyn die afdoende antwoord: „Men toone dan aan welk artikel der Kerkenordening daartoe vrijheid geeft. In geen enkele kerkenordening wordt ondersteld dat er een contrakt is, dat kan verbroken worden." [84]) Hierin het hy gelyk. En ook as hy verklaar dat „het kerkverband een bindend gezag heeft voor allen, die den naam Gereformeerd willen dragen." [85]) Ons sal dit net wil kwalifiseer deur te sê: almal wat tot dieselfde Gereformeerde Kerkverband behoort, is gehoorsaamheid aan dié Kerkordening verskuldig. Dit is heeltemal korrek as hy verklaar, dat ontken moet word dat „eene gemeente het kerkverband mocht verbreken op grond van bezwaren aan de besluiten en handelingen der over haar staande kerkelijke vergaderingen ontleend." [86]) Hy vervolg: „zoolang de Kerkenordening de regel bleef naar welke gehandeld werd, zoolang de besluiten, waaraan de kerken te gehoorzamen hadden, uitspraken waren van alle kerken samen; moest men zich aan de gemeenschappelijke resolutiën onderwerpen." [87]) Hy toon aan dat waar daar verderflike bepalinge in die Kerkorde ingekom het, die beswaardes alles in die werk moet stel om dit verander te kry. Daar kan egter gevalle voorkom van noodsaaklike verset. Dit sal gebeur wanneer die uiterlike kerk so afgewyk het dat dit nie meer as die *ware* beskou kan word nie. In teorie kan so'n reg van verset geredelik erken word, maar *wettig* kan dit nooit wees nie, want hoe kan 'n kerkorde voorsiening maak vir sy eie verbreking en minagting? Dit kan net so min gebeur as wat daar in die grondwet van 'n Staat voorsiening gemaak kan word vir *wettige rewolusies.* Daar mag gevalle kom waar verset *moreel* te regverdig is, maar *wettig* kan dit nie wees nie.[88]) Al wettige metode van verset waarvoor die kerkorde voorsiening maak is appèl. „Maar daaruit volgt niet, dat er geene plaats zoude zijn voor onwettig verzet, want er was een hoogere wet dan de wet der kerk, de wet der conscientie. De kerkelijke bepalingen binden alles, alleen het geweten niet." [89]) Waar daar as gevolg van so'n onwettige verset 'n afskeiding in die gemeente kom, kan hulle hulle weer organiseer en hulleself die voortsetting

[82]) H. G. Kleyn, *Alg. Kerk en Pl. Gemeente,* bl. 110.
[83]) Ibid.
[84]) Ibid.
[85]) Ibid.
[86]) A.w., bl. 111.
[87]) A.w., bl. 112.
[88]) Sien, H. Kleyn, a.w., bl. 114.
[89]) A.w., bl. 114.



van die ou Kerk noem — niemand kan hulle verhinder om dit te doen nie, en dit mag self „juist (wees) ook voor het zedelijk — godsdienstig oordeel", maar „Kerkrechtelijk zonder eenigen grond." [90]) Hulle sal ook nie die reg hê om dieselfde naam te dra as die kerkverband waaraan hulle hul onttrek het nie.

Eindelik voeg Kleyn nog daaraan toe: „De gemeente van Christus mocht in zekere gevallen hare vrijheid handhaven tegenover het kerkverband, wanneer het door Gods Woord verlicht geweten daartoe drong. Maar juist omdat het een zaak des gewetens is, is zij persoonlijk en het verzet dat gepleegd wordt, kan nooit uit naam van anderen geschieden, maar alleen uit eigen naam, zoodat van een dwingend optreden des Kerkeraads in deze geen sprake kan zijn." [91]) M.a.w. 'n Kerkraad mag nooit uit naam van die gemeente die Kerkverband verlaat nie tensy die *hele gemeente* indiwidueel daartoe opdrag gegee het.[92])

Wat Kleyn skryf kan ons mutatis mutandis op die N.G. Kerke in Suid-Afrika toepas.

Die Kerkordes van die N.G. Kerke in S.A. maak ook nergens voorsiening vir 'n wettige kerkregtelike verbreking van die kerkverband nie.

Ons vind in Art. 2: „Die kerk bestaan uit al die Nederduitse Gereformeerde Gemeentes in Suid-Afrika en elders wat tans aan hom behoort, of nog sal behoort."

In Art. 3 word bepaal wie almal lidmate is: „Tot elke besondere gemeente behoort:

a. Diegene wat op belydenis van die geloof tot lidmate aangeneem is;

b. Diegene wat deur die doop in sy gemeenskap ingelyf is;

c. Diegene wat deur die geboorte tot hom in betrekking staan;

d. Diegene wat tot ander Gereformeerde Kerke behorende, op bewys van doop of lidmaatskap, erken word, of wat hulle as sodanig hier te lande vestig en aan die vereistes van Art. 71 voldoen", en Art. 4: „Al hierdie persone bly behoort tot die Ned. Geref. Kerk in Suid-Afrika solank as hulle nie deur Woord of daad ten duidelikste toon dat hulle hulleself van hom afskei, of nie van hulle betrekking tot die kerk vervalle verklaar is nie."

Daar word dus wel voorsiening gemaak vir *persone* om hulle af te skei van die *Kerk,* maar nie vir gemeentes nie.

Kerkregtelik besien is daar nie so iets as 'n wettige afskeiding van 'n *gemeente* uit die Kerkverband nie, *nog* van die gemeente

[90]) Ibid.
[91]) A.w., bl. 115.
[92]) Die stellings van Kleyn het almal betrekking op die toestand in die Ger. Kerk in Nederland vóór 1795 — dus voor die tyd van verwarring en die Algemeen Reglement van 1816.

as 'n eenheid, *nog* deurdat al die lidmate indiwidueel afskei. Vind so'n afskeiding van die gemeente tog plaas, dan kan dit kerkregtelik nie anders as onregmatig geskied nie.[93])

Eintlik kom dit daarop neer dat die afskeiding uit kerkverband 'n sedelik godsdienstige en geen Kerkregtelike probleem is nie. Die vraag wat moet beantwoord word is *nie*: wanneer het ek kerkregtelik die reg om uit kerkverband te tree nie, maar wanneer voel ek my moreel geregverdig om die plaaslike gemeente waartoe ek behoort en ipso facto ook die kerkverband waartoe my gemeente behoort te verlaat. Dit is dus ook nie 'n vraag wat die Kerkraad vir die gemeente kan beantwoord nie, maar wat elke gemeentelid vir homself moet uitmaak.

Die antwoord op die vraag hang nou saam met die probleem wat in 'n volgende hoofstuk behandel word nl. die grense van die bevoegdheid van die meerdere vergadering om verordeninge te maak waaraan die idiwiduele lid en gemeente hom moet of behoort te onderwerp. As 'n persoon voel dat 'n besluit van die Sinode in stryd is met die waarheid van Gods Woord soos hy dit verstaan, en as daardie persoon alles in sy vermoë gedoen het om langs konstitusionele weg die kerklike outoriteite tot sy insig te beweeg, maar nie daarin geslaag het nie, en hy volhard in sy oortuiging dat hyself reg is maar die Sinode dwaal, dan bly daar ten slotte vir hom as persoon niks anders oor as hom te onttrek aan die gemeenskap van die kerk wat volgens sy insig van Gods Woord nie meer 'n Suiwere Kerk is nie. In so'n geval moet die persoon Gode meer gehoorsaam wees as die mens. Dit spreek vanself dat elke lidmaat altyd die vryheid wat hy as Christen besit behou: Hy het vrywillig toegetree tot die gemeenskap van die Kerk en kan enige tyd weer vrywillig uittree,[94]) maar dan geskied dit met prysgewing van al sy regte en voorregte wat hy as lidmaat besit het.

Die wyse van optrede in die geval waar 'n besluit van die Sinode volgens die oordeel van sommige lidmate in stryd is met die Heilige Skrif word deur Voetius uitvoerig behandel.[95]) In die eerste plek moet die ontevredenes probeer om die besluit herroep te kry, of altans probeer voorkom dat die Sinode dadelik tot die uitvoering van so'n besluit oorgaan. Ons gee die volgende sitaat: [96]) „Quod si inveniantur requgnare; reformatio eorum, aut non executio postulanda; quae si obtineri nequeat, ordini dandus est locus, tolerando malum illud.... Si autem rei gravitas et necessitas ita tulerit, contra ordinem illum impositum aut intro-

[93]) C.f. H. G. Kleyn, a.w., bl. 114; Voetius, P. E., IV, 178.
[94]) C.f. K. art. 4.
[95]) C.f. P. E., IV, 123; 178 prob., IV, VI; P. E., IV, 217, 218.
[96]) P. E., IV, 178.



ductum publice protestandum est. Possit etiam incidere casus, ut etiam membra ecclesiae a factione malignantium abducenda, eique subtrahenda sint." [97])

Indien dus die poging tot wysiging nie geluk nie en die besluit tog uitgevoer word moet die indiwiduele lidmaat terwille van die goeie orde in die kerk hom maar onderwerp. As hy egter derglike toleransie in stryd ag met Gods Woord moet hy na vrugtelose openlike protes hom aan die kerk onttrek. Dit mag selfs nodig word, soos Voetius hierbo sê, dat die kerk hom aan sulke onrusstokers onttrek m.a.w. uiteindelik daartoe oorgaan om hulle te skors.

Die argumente deur Kleyn hierbo aangehaal het betrekking op die kerk in Nederland van voor 1795. 'n Verdere vraag of 'n reg van afskeiding bestaan onder die nuwe reëling wat na 1816 in werking getree het. Aangesien ons kerkordeninge aanvanklik ook op die lees van 1816 geskoei was soos in hoofstuk I aangetoon is, is dit van belang om sy oordeel te verneem. Hy wys daarop dat die Kerk, net soos hier by ons, uit *gemeentes* bestaan en „groepen die zich afscheiden houden dus op Hervormde gemeentes te zyn in den zin van dit Reglement.[98])

As 'n *Kerkraad* besluit om die verband te verbreek, is die posisie volgens hom as volg: „Indien nu evenwel het bestaan eener gemeente, tot die Ned. Hervormde Kerk behoorende, de gehoorzaamheid aan het algemeene Kerkbestuur opzegt, handelt het tegen het Reglement, dat in zijn gemeente geldende is. De Gemeente zelf blijft echter tot de Ned. Herv. behooren.

Legt nu dit bestuur zijne betrekking tot de gemeente neder, dan is het niet langer vervolgbaar, omdat het zich buiten de Ned. Herv. Kerk heeft geplaatst. Maar tracht dit Bestuur zich te handhaven in de Gemeente, dan verstoort het daardoor de orde in deze Gemeente, behoorende tot de N.H. Kerk." [99])

Tereg merk Kleyn op, dat indien ons dit nie so beskou nie, dit die weg ooplaat vir willekeur. Dan sou „elke kerkeraad, die niet ingenomen was met den loop der kerkelijke zaken, zich kunnen onttrekken en zouden de gemeenteleden rechteloos zijn." [100])

[97]) Maar as bevind word dat hulle (die besluite) daarmee (met Gods Woord) in stryd is, moet wysiging of nie-uitvoering daarvan geëis word en as dit nie verkry kan word nie, dan moet aan die verordening ruimte gelaat word deur dié kwaad te duld.... maar as die erns van die saak en noodsaaklikheid dit vereis, moet teen dié opgelegde of ingevoerde verordening in die openbaar geprotesteer word. Die geval sou hom ook kan voordoen, dat ook lede van die kerk van 'n faksie van kwaadwilliges weggeneem en daaraan onttrek moet word.
[98]) H. G. Kleyn, a.w., bl. 137.
[99]) H. G. Kleyn, a.w., bl. 138.
[100]) Ibid., bl. 139.

Tereg pas hy die volgende stelling ook op die kerk toe: „dat wat het stellig recht bepaalt, recht blijft al heeft het kwade gevolgen." [101])

Eybers kom in sy behandeling van die probleem van die onttrekking aan die kerkverband tot dieselfde gevolgtrekking. Hy verklaar: „Die plaaslike kerk is vry teenoor die verband in min of meer dieselfde sin as die individuele Christen vry is teenoor die Kerk.[102]) Die Christen het 'n eie oordeel, 'n eie gewete voor God, 'n eie roeping van God.... Hy het 'n eie verantwoordelikheidsgevoel: hy is homself nl. bewus dat hy aan God in die eerste plek verantwoordelik is, en dat hy daarnaas ook 'n broederlike plig en roeping het eerstens teenoor die wêreld in die algemeen.... ens." [103])

Die plaaslike Kerk egter mag hom nie aan die kerkverband onttrek nie. „Hy mag, normaal nie uit sy plek in die groter geheel tree nie. Die hele stelsel van die Geref. Kerkreg is gegrond op die eis van hierdie gebondenheid gekoördineer met die vryheid soos hierbo verduidelik." [104])

Ons kan die posisie as volg saamvat: Die Gereformeerde stelsel van Kerkregering, soos toegepas in Suid-Afrika maak geen voorsiening vir die uittreding van gemeentes in solidum uit die kerklike gemeenskap nie. Die kerklike wetgewing skep egter genoegsame geleenthede vir indiwidue, groepe van indiwiduele lidmate of selfs hele gemeentes om, langs konstitusionele weg hulle oordeel oor die sake van die Kerk kenbaar te maak, om mee te spreek op al die kerklike vergaderinge en om hulle stem uit te bring. Ook is daar die vasgestelde weë waarlangs opgetree kan word vir herstel van griewe, by wyse van appèl teen die beslissings van mindere vergaderinge of by wyse van protes teen die besluite van die meerdere vergadering. Enige indiwidu, groep of gemeente wat nie met die besluite of optrede van die kerkverband akkoord gaan nie, mag hom wend tot die hoogste kerklike vergadering by wyse van appèl, beskrywingspunt of versoekskrif. Wanneer die hoogste kerklike vergadering uitspraak gegee het, behoort die uitspraak geëerbiedig te word deur elke lid van die kerk en deur elke gemeente in die kerkverband, selfs al is die lid of gemeente nie in alle opsigte met die beslissing eens nie. Net so wanneer die afgevaardigdes van 'n bepaalde kerk op die meerdere vergadering teen 'n sekere besluit gestem het, is die kerk nogtans daaraan gebonde. M. Bouwman som Voetius se standpunt in die verband as volg op: „De wederzijdsche toestemming der kerken ligt uitgedrukt in de Kerkordening; deze is met gemeen accoord aanvaard; derhalve wordt een synodaal besluit geacht genomen te zijn met vrijwillige toestemming van alle kerken, ook van die particuliere kerk die met een bepaalden concreten maatregel niet accoord ging doch ter meerdere vergadering tegenstemde." [105])

[101]) H. G. Kleyn, bl. 139.
[102]) Eybers, *Kerkinrigting*, bl. 77 v.v.
[103]) Voetius, P. E., IV, 168, gebruik dié voorbeeld.
[104]) Eybers, a.w., bl. 81.



M.a.w.: 1. Sinodale besluite bind die plaaslike Kerk *nie* net insoverre hulle met die bepaalde beslissing instemming betuig het nie; 2. die plaaslike kerk mag hom nie aan die nakoming van so'n besluit onttrek met 'n beroep op die vrywillige grondslag van die kerkverband nie; en 3. die plaaslike kerk is nie geregtig om op grond van so'n besluit die verband te verbreek nie.

Selfs waar dit gaan oor die vraag of 'n besluit al of nie in ooreenstemming is met die Woord van God mag die gemeente aanneem dat die oordeel van die hele kerk uitgespreek deur sy hoogste vergadering waarskynlik nader aan die waarheid is as die willekeurige opvatting van 'n enkele persoon of groep persone binne die kerk. Nogtans word hiervan geen *dwingende* reël gemaak nie: As sodanige persoon of persone hulle nie kan neerlê by die besluit van die kerk nie, mag die kerk hulle nie tot gehoorsaamheid dwing nie. Maar die kerk mag wel eis dat hulle hulle in gehoorsaamheid sal onderwerp aan die oordeel van die Kerk as geheel, of so nie dan die prys van hulle oortuiging te betaal deur die kerk te verlaat. So'n uittrede word om dié rede nog nie 'n *wettige* uittrede nie. Dit is en bly kerkregtelik 'n rewolusionêre daad al mag dit ook in die oë van diegene wat uittree 'n noodsaaklike en moreel-regverdige stap wees, met die oog op die herstelling van 'n suiwere Kerkverband. So mag die Doleansie van 1886, uit die standpunt van die Gereformeerde Christelike gewete, 'n noodsaaklike en prysenswaardige stap gewees het; kerkregtelik was dit nie in orde nie.

Wanneer aansienlike groepe persone die kerklike gemeenskap waartoe hulle behoort het, verlaat, beteken dit dat hulle van nuuts af 'n kerklike organisasie moet opbou, onafhanklik van die oue waaruit hulle getree het. Sowel kerkregtelik as privaatregtelik verloor hulle alle regte en voorregte waarop hulle as lidmate van die vorige organisasie aanspraak kon gemaak het.[106])

Teen die agtergrond van hierdie uiteensetting kan ons nou in die volgende hoofstukke die verband van die gefedereerde Kerke in Suid-Afrika in Ringe en Sinodes ondersoek.

[105]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 154. Sien P. E., IV, 156.
[106]) Vir die privaatregtelike gevolge van uittreding sien hoofstuk IX infra.

## HOOFSTUK V

# DIE RING.

### § 1. DIE SAMESTELLING EN VERGADERING VAN DIE RING

„Vir die gereëlde uitvoering van die kerklike bestuur word die gemeentes onderling verenig tot Ringe, soos van tyd tot tyd deur die Sinode vasgestel." [1])

In die Ring, of klassis soos dit in Nederland genoem word, het ons een van die oudste vorms van kerkorganisasie. „De kerkelijke vergaderingen zijn in de oude kerk *ontstaan* uit de bewustheid van de eenheid der kerken in het leven des geloofs en uit de behoefte om in moeilijke tijden elkander met raad en steun te dienen. De organisatie der kerk sloot zich nauw aan bij de organisatie, die de kerk in den staat en in het maatschappelijk leven vond. Groepen van gemeenten, die in eene stad haar centrum hadden, vereenigde zich ook kerkelijk tot eene eenheid onder de leiding van den bisschop in de hoofdplaats." [2]) Maar waar hierdie organisasie later ontaard het in 'n hiërargiese heerskappy, het die Reformasie weer die *oorspronklike gedagte van 'n vergadering van kerke herstel.* „De Gereformeerden gaan bij het bestuur der kerk uit van de gedachte, dat de kerken, geheel vrij en onafhankelijk van een boven en buiten haar staande macht, haar eigen zaken kunnen doen in gebondenheid aan het Woord Gods. Daarom spreken zij van eene kerkelijke vergadering of van eene vergadering van kerken." [3]) Bouwman wys verder daarop dat die predikante van Gereformeerde gemeentes van die vroegste dae van die Reformasie af saamgekom het vir onderlinge lering, raadgewing, vermaning en toesig. Reeds op die Sinode van Emden (1571) is klassikale vergaderinge ingestel. Art. 7 bepaal: „Beneven desen Consistorien,[4]) zullen oock alle drie ofte ses maanden Classische versamelinghen ghehouden werden van sommighe Kercken die bij gheleghen zijn, nae hare gheleghentheyt ende nootdruft." [5]) So ook al die volgende Sinodes tot by Dort 1618/19.[6])

---

[1]) K. art. 75; c.f. T. art. 67; O. art. 99; N. art. 77.
[2]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 124.
[3]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 124.
[4]) Kerkrade van elke gemeente.
[5]) Biesterveld en Kuyper, *Kerkelijk Handboekje*, bl. 36.
[6]) Dordrecht 1574, arts. IX, X, XI; Dordrecht 1578, c. II, art. I, XI; Middelburg 1581, art. XX, XXX; 's-Gravenhage 1586, art. XXIV, XXXVIII; Dordrecht 1618—19, art. XXIX, XLI.



Met die invoering van die Algemene Reglement vir die bestuur van die Hervormde Kerk in Nederland in 1816 het die klassikale vergadering 'n groot verandering ondergaan. Dit het gebly *„eene vereeniging van in elkanders nabijheid gelegene Gemeenten,"* [7]) maar die funksie van die vergadering is beperk, feitelik net tot die kiesing van die klassikale bestuur wat die eintlike regerende liggaam is.[8]) Die Geref. Kerke in Suid-Afrika het egter nie die Hervormde Kerke in Nederland gevolg nie maar nou aangesluit by die praktyk van die Ger. Kerke in Nederland.[9])

Uit Artikel 75 hierbo aangehaal blyk die aard van die Ring: dit is 'n vergadering van gemeentes, conventus ecclesiarum,[10]) of ook 'n vergadering van „genabuurde kerken," [11]) soos Bouwman dit noem. Bouwman beweer ook: „de classicale vergaderingen kunnen evenals de synoden wel een kerk genoemd worden, zoodat dan ook de gezamenlijke kerken in eene classis of een provincie de ecclesia van die classis of provinsie genoemd worden. De classis blijft dan bestaan, ook als er geen vergadering der classicale kerken is. Maar men spreekt dan niet in eigenlijken zin. De classicale kerken vormen samen wel een eenheid, maar toch niet in corporatieven zin zooals eene plaatselijke kerk." [12])

Hierdie stelling van Bouwman sowel as dié van Voetius wat die Sinodaal- of klassikaal-verbonde gemeentes as 'n eenheid in korporatiewe sin opvat,[13]) het ons breedvoerig in die vorige hoofstuk ontleed.

In hierdie hoofstuk gee ons 'n uiteensetting van al die bepalinge i.v.m. Ringe soos dit in die wetboeke van die N.G. Kerke in Suid-Afrika te vind is.

### A. *Die Samestelling van die Ring.*

„Lede van die Ring is die diensdoende predikante van al die gemeentes wat onder die Ring ressorteer, met en benewens een ouderling of oudouderling." [14]) Hierby voeg die Transvaalse kerkwet: „As 'n gemeente meer as een predikant het, sal die Kerkraad van dié gemeente die reg hê om nog een Ouderling vir elke addisionele Predikant af te vaardig. Dit geld ook as een van die

---

[7]) G. J. Vos, *Ned. Herv. Kerkrecht*, bl. 309.
[8]) Alg. Regl. (1816) art. 67 (Hooyer, *Kerkelijke Wetten*, bl. 38).
[9]) Sien Eybers: *Kerkinrigting*, bl. 110—120, en ook bl. 30—33, oor Klassikale Vergadering en Klassikale besture by die Nedl. Herv. Kerk.
[10]) Voetius, P.E., IV, 182.
[11]) H. Bouwman, a.w., II, 128.
[12]) Ibid.
[13]) Voetius, P. E., IV, 225.
[14]) K. art. 76; O. art. 99.

predikantsplekke vakant is." [15]) Die Natalse kerkwet het ongeveer dieselfde bewoording.[16])

Volgens die bepaling van die Kaapse en die Vrystaatse kerkwette is dit moontlik dat die clerus die meerderheid op 'n Ringsvergadering vorm, aangesien baie gemeentes meer as een predikant het. In Transvaal en Natal word die ewewig tussen clerus en leke bewaar deur vir elke predikant ook 'n ouderling af te vaardig.

Die Gereformeerde praktyk was nog altyd om 'n gelyke aantal predikante en ouderlinge op die Ringsvergadering te hê.[17]) 'n Vakante gemeente mag nie deur die konsulent verteenwoordig word nie, aangesien die konsulent reeds sy eie gemeente verteenwoordig, maar so'n gemeente kan volgens Bouwman, 'n addisionele ouderling in die vakante predikantsplek afvaardig.[18])

Die Gereformeerdes gaan verder en beperk die afvaardiging van elke gemeente tot *één* predikant en *één* ouderling. As 'n gemeente meer as een predikant het word alleen aan *een* van hulle sitting met keurstem verleen alhoewel die ander ook teenwoordig mag wees met adviserende stem. Die reël is reeds op die Sinode van Dordrecht (1578) vasgestel: „Uit een yeghelicke ghemeynte sal een Dienaar des Woordts met een Ouderlinck op de classicale versamelinghe verschynen. Ende hoewel alle Dienaars dier classe, als ook alle Ouderlinghen der plaatse daer de versamelinghe ghehouden wordt in den Classen moghen koemen soo en sullen nochtans niet meer dan twee van den kerckenraet daartoe vercoren wt een yeghelicke ghemeynte keurstemmen hebben." [19]) Die bepaling is ingevoer om te verhinder dat groot gemeentes die kleineres oorstem [20]) en só die weg baan vir 'n nuwe hiërargie of nuwe oorheersing van klein gemeentes deur grotes.

Op die Sinode van Dort 1618/19 is die bepaling gewysig om as volg te lui: „Daer in een plaetse meer predicanten zyn als een, sullen die altesamen in de classe moghen verschijnen ende keur stemmen hebben, ten ware in saken die hare persoonen ofte Kercken int besonder aengaen." [21]) Al die predikante het nou sitting met keurstem gehad behalwe in die sake wat hulle persoon of kerke geraak het. Hieromtrent verklaar Bouwman: „Hiermede was een onjuist beginsel in de kerkenordening ingedragen. Onderscheidene classes hebben getracht door eene afzonderlijke rege-

[15]) T. art. 68 (2).
[16]) N. art. 80 (1).
[17]) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 136.
[18]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 136.
[19]) Art. 27, Biesterveld en Kuyper, *Handboekje*, bl. 105.
[20]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 137.
[21]) Biesterveld & Kuyper, a.w., bl. 237, art. 42.



ling de tegenspraak tusschen art. 41 en 42 [22]) weg te nemen, maar eerst in 1905 hebben de Gereformeerde kerken voor zich art. 41 en 42 met elkander in overeeenstemming gebracht en art. 42 aldus geredigeerd: „waar in eene kerk meer Predikanten zijn dan één, zullen ook zij, die niet volgens het voorgaande artikel afgevaardigd zijn in de classe mogen verschijnen en adviseerende stem hebben." [23]) Dieselfde bepaling geld ook vir die (enkel) Geref. Kerk in Suid-Afrika.[24]) Dit lyk ons die gesondste beginsel. As ons in gedagte hou dat daar in ons kerk gemeentes is met drie en selfs vier predikante, is die gevaar nie uitgesluit dat sulke gemeentes 'n heersende magsposisie op 'n Ringsvergadering inneem nie. As net een predikant per gemeente keurstem op die Ringsvergaderinge het, sal dit 'n prikkel wees tot afstigting eerder as tot die beroeping van 'n tweede of derde leraar.

Art. 76 bepaal: „Die afgevaardigdes bly in funksie tot op die eersvolgende gewone vergadering. 'n Buitengewone vergadering word bygewoon deur die afgevaardigde wat die gewone vergadering bygewoon het. Is hierdie afgevaardigde die primarius, en word hy verhinder, dan woon die secundes die buitengewone vergadering by. Of het die Secundes die gewone vergadering bygewoon, en word hy verhinder om die buitengewone vergadering by te woon, dan tree die primarius op. Alleen dan wanneer albei verhinder word, het die kerkraad die reg om 'n nuwe afgevaardigde met 'n secundus te kies." [25])

Die amptenare van die Ring is die Voorsitter, Scriba en kommissielede, waarop ons terugkom.

## B. *Vergadering van die Ring.*

Die gewone vergadering van die Ring word eenmaal per jaar gehou [26]) op die tyd en plek wat vooraf bepaal is.[27]) Dit word saamgeroep deur 'n kennisgewing van die Scriba twee maande vantevore aan die verskillende kerkrade. In Transvaal geskied die kennisgewing *vier weke* vantevore in die offisiele orgaan van die kerk. Dieselfde geld vir die O.V.S. en Natal met die tydperk van vyf-en veertig dae en drie weke respektiewelik.[28])

Buitengewone vergaderinge *mag* deur die voorsitter met toestemming van die Ringskommissie opgeroep word. So'n ver-

[22]) Art. 41 het bepaal dat elke kerkraad een dienaar en een ouderling na die classis moet afvaardig.
[23]) A.w., II, bl. 139.
[24]) Kerkorde v. d. Ger. Gemeentes in S. A., art. 42, bl. 24.
[25]) C.f. T. art. 69; O. art. 99; N. art. 80 (3) & (4).
[26]) Behalwe in die jaar waarin die Sinode sit (Kaap & O.V.S.).
[27]) K. art. 80; T. art. 71; O. art. 102; N. art. 81 (1).
[28]) K. art. 80; T. art. 73; O. art. 108; N. art. 82.

gadering moet opgeroep word op skriftelike versoek van die Ringskommissie of van nie minder as *drie* [29]) lede van die Ring nie. Die tydperk van kennisgewing is dieselfde, behalwe in die Kaap word die „*twee maande*" van die gewone vergadering verminder tot „*vier weke*" vir 'n buitengewone.[30])

Die leiding van die vergadering berus by die voorsitter en scriba. Die voorsitter word jaarliks by die opening van die vergadering uit die lede van die vergadering gekies, op die wyse soos bepaal deur die Reglement van Orde.[31]) Hy bly in funksie totdat sy opvolger gekies is. Die opening van die vergadering vind plaas onder leiding van die aftredende voorsitter wat die vergadering konstitueer deur die opstel van die presensielys, en wat onmiddellik daarna 'n nuwe Voorsitter laat verkies. Die nuwe Voorsitter neem onmiddellik, met of sonder 'n toespraak tot die vergadering, die voorsitterstoel in en gaan met die werksaamhede voort.[32]) Geen Ringsvergadering mag as wettig gekonstitueer verklaar word tensy minstens twee-derdes van die moontlike getal lede teenwoordig is nie. Die predikante verskyn sonder geloofsbrief, maar die ouderlinge moet 'n geloofsbrief inhandig waaruit blyk dat hulle die afgevaardigde van die gemeentes is. Vir gewone werksaamhede vorm die helfte van die presensielys 'n kworum, maar vir die behandeling van tugsake moet tweederdes teenwoordig wees.[33])

In die Kaap en O.V.S.[34]) word die scriba vir vyf jaar gekies. Hy is ook quaestor van die Ring. In Natal word hy elke drie jaar gekies, en in Transvaal jaarliks.[35]) Die pligte van die Scriba word omskrywe in 'n afsonderlike reglement.[36])

## § 2. DIE WERKSAAMHEDE VAN DIE RING.

Art. 79 gee 'n algemene opsomming van die werksaamhede van die Ring. „Die Ring is belas met die sorg vir die belange van die godsdiens; die bewaring van die goeie orde en handhawing van die kerklike wette in hul ressort; die bevordering van godsdiensonderwys; die sorg vir die vermeerdering van gemeentes; die benoeming van konsulente; die vasstel van kerklike grensskeidings; die benoeming van kerkrade by nuutgestigte gemeentes; [37])

[29]) O.V.S. *vier*. So ook Natal, behalwe as dit die Ringskommissie is wat 'n buitengewone sitting vra.
[30]) K. art. 80; T. art. 72; O. art. 103; N. art. 84.
[31]) K. art. 81; T. art. 75; O. art. 110; N. art. 85.
[32]) K. art. 81; T. art. 75; O. art. 111; N. art. 86 (1).
[33]) K. art. 81; T. art. 74; O. art. 109; N. art. 83 (2), (3).
[34]) K. art. 77; O. art. 113.
[35]) N. art. 88; T. art. 76.
[36]) Kaap wetboek Regl. 3 & 4; T. art. 77; N. art. 89.
[37]) Net in die Kaapse Kerk.



die doen van kerklike visitasie; en die korrespondeer met bevoegde magte in sake wat die Ringe tref.

Hulle neem ook in behandeling alle sake wat of in eerste instansie of in beroep voor hulle gebring word." [38])

Ons het reeds in die vorige hoofstuk kennisgeneem van al die verslae, wat jaarliks deur die afsonderlike gemeentes voor die Ringsvergadering gelê moet word.[39]) Uit die behandeling en bespreking van die verslae kry die Ring 'n beeld van die algemene toestand van elke gemeente in sy ressort, en kan na bevind van sake handel met die oog op die bevordering van die belange van die godsdiens en die kerk in sy ressort.

Tydens die Ringsvergadering word 'n openbare byeenkoms van die lede van die Ring en van die gemeente gehou, ten einde onderlinge belangstelling in die welsyn van die kerk aan te kweek.[40])

Die volgende werksaamhede van die Ring verdien uitvoerige behandeling.

### I. Die pligte van die Ring i.v.m. Vakatures in gemeentes.

#### 1. *Die ontstaan van vakatures.*

„'n Vakature by 'n gemeente ontstaan deur die dood, die vertrek, die emeritaat, die vrywillige afstand, die ontslag of die afsetting van 'n predikant.[41])

Die vakature word geag te begin van die dag van die dood, demissie, of afsetting van 'n predikant, of van die datum van die stigting van 'n nuwe gemeente af.[42]) Op die oomblik dat die vakature ontstaan tree die Ring in deur middel van sy verteenwoordiger (die konsulent) by die gemeente, om te sorg dat die gemeentelike werk normaal voortgaan, en dat die vakature weer met alle moontlike spoed gevul word.[43])

Die vakature ontstaan:

i. deur die dood van die predikant. Die kerkraad gee onverwyld kennis aan die konsulent, wat op sy beurt moet toesien dat die nodige skikkinge getref word i.v.m. die versorging van die weduwee en/of kinders. Onder ons kerkwette het die nabestaandes van die oorlede predikant die reg op die volle inkomste van die predikantsplek insluitende die genot van 'n vrye woning vir 'n

[38]) C.f. O. art. 101; T. art. 81 (1); N. art. 79 (1).
[39]) K. art. 82 en 83.
[40]) K. art. 84; T. art. 91; O. art. 112; N. art. 94.
[41]) K. art. 194; T. art. 128; O. art. 42; N. art. 226.
[42]) K. art. 195 (3); O. art. 43.
[43]) K. art. 195 (1), (2); T. art. 143; O. art. 46, 53; N. art. 245.

tydperk van ses maande (Kaap: *drie maande*) na die dood van die leraar.[44])

ii. Deur skorsing of ontsetting van die predikant.

Die Ring, waaronder die gemeente ressorteer tref, na die besondere omstandighede, maatreëls om die diens in die gemeente te vervul.[45]) As dit 'n tydelike [46]) of voorlopige skorsing is, kan die Ring reël om tydelik die gemeente te laat bedien, totdat die saak finaal afgehandel is. As die skorsing egter vir onbepaalde tyd is,[47]) tref hulle reëlings om die vakature langs die gewone weg te laat vul.

iii. Deurdat die predikant 'n beroep na 'n ander gemeente aangeneem het.[48]) Die predikant word van sy betrekking tot die gemeente ontslaan deur die kerkraad onder voorsitterskap van die konsulent, waarop 'n *Akte van Demissie* aan hom oorhandig word. Dit word uitgereik deur die kerkraad, met goedkeuring van die Ring. Die band tussen leraar en gemeente mag nie losgemaak word sonder die medewerking van die Ring nie. In die Kerkorde van Dort 1618/19 lui die artikel: „Een Dienaar eens wettelijcken beroepen zijnde, mach de Ghemeente, daer hy sonder Conditie aenghenomen is, niet verlaten, om elders een beroepinghe aen te nemen, sonder bewillighingh des Kercken-Raedts met de Diaconen, ende die ghene die te vooren in dienst van Ouderling-schap ende Diaken-schap gheweest zijn, mitsgaders die van de Magistraet, ende met voorweten van de Classe, gelijk ooc geen ander kercke hem sal mogen ontfanghen, eer hy wettelijcke ghetuyghenisse zijns afscheyts van de Kercke ende Classe daer hy gedient heeft, vertoont hebben." [49])

Die *akte van demissie* het 'n tweeledige doel: *eerstens* maak dit die kontraktuele band tussen leraar en gemeente los. Die band kan nie eensydig verbreek word nie. 'n Predikant moet dus die toestemming van sy kerkraad hê, voordat hy na 'n ander gemeente kan vertrek.

Die beslissing oor 'n beroep berus egter by die predikant. Die kerkraad kan hom nie verhinder as hy self oortuig is dat hy moet gaan nie; en net so min kan hulle hom dwing om te gaan as hy oortuig is dat hy moet bly.[50]) Tweedens is die akte van demissie 'n getuigskrif waardeur die leraar by sy nuwe gemeente aanbeveel

[44]) K. art. 199, 200; T. art. 131; O. art. 43—45; N. art. 233.
[45]) K. art. 197.
[46]) C.f. K. art. 268; T. art. 357.
[47]) C.f. K. art. 279 en 285; T. art. 364.
[48]) K. art. 208—9; T. art. 137; O. art. 49; N. art. 230.
[49]) Art. 10 (Biesterveld en Kuyper, bl. 228—229); c.f. ook Voetius, P. E., III, bl. 661.
[50]) C.f. H. Bouwman, a.w., I, bl. 446. — H. Pienaar, *Vrae en Antwoorde*, Kerkbode, LI, bl. 498.



word. Dit neem die plek in van 'n gewone lidmaat se attes.

'n Vraag wat hier verrys is: Aan wie behoort 'n predikant tussen die datum van sy demissie in sy ou en die datum van sy bevestiging in die nuwe gemeente?

Die Gereformeerde kerke in Nederland het op 'n Sinode in 1908 die reëling getref „dat het ontslag zijner kerk ingaat op den datum, waarop hij, volgens overeenkomst met de beroepende kerk, door deze laatste zal worden ontvangen." [51]) M.a.w.: die ou gemeente bly verantwoordelik vir hulle predikant tot op die oomblik dat hy offisieël deur die nuwe gemeente ontvang is.

Insoverre die saak die aandag van die N.G. Kerke in S.A. geniet het, vind ons die teenoorgestelde bepaling. Die Kaapse Kerkwet [52]) bepaal: „As 'n beroepe predikant na sy demissie en voor sy bevestiging kom te sterf, word dit geag dat hy gesterf het as predikant van die gemeente waar hy beroep was." Die Transvaalse en Vrystaatse artikel [53]) is meer omvattend: „Al die verantwoordelikhede van 'n beroepende gemeente teenoor 'n beroepe leraar begin vanaf die datum van sy Demissie. Hierdie beginsel geld ook in geval van die afsterwe van die beroepe Predikant." Dit kom ons voor asof die bepaling van die Transvaalse en Vrystaatse kerk die suiwerste is. Aangesien die kontraktuele band tussen leraar en gemeente opgehef word op die oomblik dat die akte van demissie oorhandig word, is dit logies om aan te neem dat die ander gemeente se verantwoordelikheid op daardie oomblik 'n aanvang neem, onverskillig of hy te sterwe kom voor sy offisiële bevestiging aldan nie, of aangesien die band tussen leraar en gemeente losgemaak word *met die oog op sy vertrek na die ander gemeente* is dit redelik en billik om aan te neem dat van dié oomblik van demissie die ander gemeente se verantwoordelikheid begin.[54])

iv. Die vakature kan ook ontstaan deurdat 'n predikant sy emeritaat aanvaar, weens hoë ouderdom, swak gesondheid of om watter ander redes ook. Hier moet die predikant aan die Ring of Ringskommissie kennis gee van sy voorneme. Die Ring of Ringskommissie stel dan 'n ondersoek in en, as hulle dit goedvind, oorhandig hulle 'n akte van demissie aan die leraar op 'n wettig gekonstitueerde kerkraadsvergadering.[55]) Die verlening van de-

[51]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 447.
[52]) K. art. 210.
[53]) T. art. 159; O. art. 36.
[54]) C.f. H. Pienaar, *Inrigting*, bl. 46 voetnoot en Rutgers, *K. Adviezen*, I, bl. 62—63. Ds. Pienaar is van opinie dat 'n predikant in die tydperk onder bespreking aan geen gemeente behoort nie „Nie soseer die feit dat hy *'n beroep* na 'n ander gemeente aangeneem het nie, maar sy *bevestiging* maak hom predikant van die ander gemeente".
[55]) K. art. 211; T. art. 137.

missie word hier afhanklik gemaak van die beslissing van die Ring of Ringskommissie. Die predikant vra nie net ontslag van een gemeente met die doel om weer in 'n ander gemeente bevestig te word nie, maar hy vra algemene ontslag van sy betrekking as herder en leraar met behoud van status. Aangesien hy in sy dienswerk onder die opsig van die Ring staan en deur die Ring daarin bevestig is, is dit die enigste liggaam wat hom wettiglik kan ontslaan. Die *gewone akte* van demissie word verleen *deur die konsulent as verteenwoordiger van die Ring, maar in naam van die kerkraad*, terwyl *hierdie akte* van demissie *deur die Ringskommissie in Naam van die Ring* verleen word.[56])

v. Dit kan ook gebeur dat 'n predikant om redes van gesondheid, krenking van geestesvermoëns of 'n ander rede vir korter of langer tyd sy dienswerk nie kan waarneem nie. Die optrede van die Ring word volledig beskrywe in art. 93:

a. Wanneer daar 'n vermoede bestaan dat die predikant nie instaat is om sy dienswerk waar te neem nie, moet die Ringskommissie 'n behoorlike ondersoek instel.

b. As die Ringskommissie bevestiging van sy vermoede vind, word dit aan die Ring gerapporteer. Die Ring moet dan eers op minsame wyse probeer om die predikant te beweeg om vir ses maande rus te neem, met behoud van salaris. As hy nie daarin slaag nie, sal die Ring of Ringskommissie die reg hê om die predikant vir die genoemde tydperk buite diens te stel en intussen sorg dat die gemeentelike werk voortgaan.

c. Aan die einde van ses maande moet weer 'n ondersoek ingestel word. As dit blyk dat daar binne afsienbare tyd 'n redelike hoop op herstel bestaan, mag verdere verlof aan hom toegestaan word van nog 'n jaar. As dit blyk dat daar geen hoop op herstel bestaan nie, het die Ring die reg om hom sy ontslag te gee *Salvo honore et stipendio.*

In al hierdie gevalle bestaan reg van hoër beroep, as die partye nie tevrede is met die skikkings wat getref is nie.

vi. Eindelik kan daar ook 'n vakature ontstaan deur die bedanking met verlies van die status van Evangeliedienaar. Art. 172 bepaal: „'n Predikant, sendeling of Kandidaat tot die Heilige Diens verbeur sy Akte van Toelating tot die Evangeliebediening:

a. Wanneer hy skriftelik kennis gee aan die Actuarius Synodi dat hy sy amp neerlê.

b. Wanneer hy deur die Sinode afgesit word.

c. Wanneer hy deur woord of daad duidelik toon dat hy hom van die N.G. Kerk afgeskei het."

[56]) C.f. die verskillende vorms T., Hoofstuk VIII, vorms 4 en 5, O. art. 49 en 51; N. Hoofstuk VIII, vorms 5 en 6.



Aan bogaande bepalings voeg die Transvaalse kerkwet [57]) nog die volgende toe:

d. Wanneer hy uit die diens van die kerk tree met die doel om 'n sekulêre amp of burgerlike betrekking te aanvaar of hom aan geestelike arbeid van enige aard te gaan wy waartoe hy geen roeping of sending van die Kerk ontvang het nie en ook nie voor sy uittreding verlof tot behoud van status wat onder besondere omstandighede mag toegestaan word — van die kommissie van Eksaminatore verkry het nie.[58])

e. Wanneer hy buite die Kerkressort gaan woon en ook as hy, terwyl hy in Suid-Afrika bly, hom nie binne een jaar in verband met een van die Gefedereerde Ned. Geref. Kerke of 'n ander Gereformeerde Kerkgenootskap wat deur ons erken word stel nie."

I.v.m. (d) hierbo mag ons daarop wys dat die wet nie duidelik bepaal wanneer 'n predikant sy status mag behou en wanneer nie, behalwe in die geval van predikante wat hulle verkiesbaar stel vir die Volksraad. In hierdie geval verloor hulle hulle status.[59]) In die Kaapse kerk, volgens Ds. Pienaar, verloor 'n predikant in hierdie geval nie sy status nie maar net sy legitimasie. Hy verklaar „in die N.G. Kerk het dit soms gebeur dat predikante wat parlementslede geword het tog ook nog die Woord en selfs die Sakramente bedien het." [60]) Hy verduidelik die posisie as volg: „Legitimasie is die offisiële beroepbaarverklaring deur die Actuarius namens die Sinode; *Status* is die deur die wet vereiste bevoegdheid en kwalifikasies om beroepbaar gestel te word; *amp* is die werksaamheid waartoe die evangeliedienaar deur die Heer geroep en deur die kerk aangestel en bevestig geword is." [61]) Verder verklaar Ds. Pienaar dat 'n predikant sy *status* verkry deur sy proponentseksamen met goeie gevolg af te lê; sy *legitimasie* (beroepbaar verklaring) deur die Actuarius; sy *amp*, deur bevestiging in 'n gemeente.

Sy amp en sy status verloor hy as hy as predikant bedank, of as hy uit die diens ontset word. „Verval die *amp* dan verval ook die legitimasie." „Dit kan egter gebeur dat iemand sy legitimasie verloor, sonder om sy amp en status prys te gee. As b.v. iemand in die Kaapse Kerk parlementslid word of 'n burgerlike betrekking aanvaar, dan verloor hy sy legitimasie (hy is nie beroepbaar nie) maar hy bly sy status of amp behou." [62])

Hiermee kan ons nie saamstem nie. Die regsposisie van iemand wat die proponentseksamen afgelê het en dié van iemand wat tot

[57]) T. Regl. III, art. 33.
[58]) Dit val dus eintlik onder die werksaamhede van die Sinode.
[59]) K. art. 173; N. art. 53.
[60]) H. Pienaar, *Inrigting*, bl. 42.
[61]) *Vrae en Antwoorde*, Kerkbode XXXVII, bl. 775.
[62]) Ibid., Kerkbode XXXVII, bl. 777.

die bediening van die Evangelie toegelaat is deur die propenentseksamen-kommissie en daarom van die Actuarius 'n akte van legitimasie ontvang het is nie dieselfde nie.

Wanneer 'n teologiese student sy proponentseksamen — die wetenskaplike en die praktiese deel — afgelê het besit hy die vereiste akademiese kwalifikasies vir 'n Evangeliedienaar, maar is hy nog geen predikant nie. Hy moet eers deur die Kerk toegelaat word: „Niemand word as predikant van die N.G. Kerk in Suid-Afrika toegelaat nie, tensy hy deur die Actuarius Synodi van een van die Gefedereerde Kerke in Suid-Afrika gelegitimeer is." [63])

Na sy legitimasie ontvang hy 'n akte van toelating tot die Heilige Diens en die titel van Kandidaat tot die Heilige Diens. Hy is nou beroepbaar, maar voordat hy nie deur handoplegging as predikant bevestig is nie, is hy nie geregtig om die Bondseëls te bedien nie.[64])

*Legitimasie* is dus die offisiële wettiging en beroepbaarverklaring van iemand wat reeds tevore die nodige akademiese kwalifikasie verwerf het.

*Status* is die kerkregtelike posisie van 'n persoon. Daar kan verskillende statusse wees: b.v. die student wat sy derdejaarseksamen met goeie gevolg afgelê het besit die status van 'n Kandidaat in die Godgeleerdheid;[65]) nadat hy deur die Proponentseksamenkommissie toegelaat is tot die Evangeliebediening besit hy die status van Kandidaat tot die Heilige Diens;[66]) en nadat hy beroep en bevestig is ontvang hy die status van Dienaar van die Goddelike Woord. Nou eers ontvang hy die volledige status van predikant.[67])

*Amp* is nie soos Ds. Pienaar dit stel „die werksaamheid waartoe die Evangeliedienaar deur die Heer geroep en deur die Kerk aangestel en bevestig geword is nie." [68]) Dit is 'n *betrekking* wat iemand beklee en waaraan sekere werksaamhede verbonde is.

Ons vind die volgorde: 'n Persoon moet eers aan sekere akademiese kwalifikasies voldoen voordat hy hom kan aanmeld om toegelaat te word tot die Evangeliebediening. Nadat hy toegelaat is as Kandidaat tot die Evangeliebediening is hy beroepbaar;

[63]) K. art. 147. Die Kaapse Kerkwet omskrywe *legitimasie* as volg: „Legitimasie beteken wettigverklaring. Die Legitimasie van 'n predikant is die ververklaring deur die Actuarius namens die Sinode dat die Kandidaat of predikant wettiglik deur die betrokke kommissie tot die predikdiens toegelaat en beroepbaar gestel is" (Woordverklaring, bl. xiv. Sien acta 1937, bl. 152 en 203.)

[64]) K. art. 166.

[65]) K. art. 142.

[66]) K. art. 166.

[67]) K. art. 192.

[68]) *Vrae en Antwoorde*, Kerkbode XXXVII, bl. 775.



nadat hy beroep en in 'n gemeente bevestig is reik die aktuarius aan hom 'n Akte van Bevestiging uit as bevestiging van sy status as predikant. Nou beklee hy ook die amp van predikant.

Die predikant gee sy *amp* prys die oomblik wanneer hy sy betrekking as predikant neerlê met die bedoeling om 'n sekulêre amp te aanvaar of om hom aan geestelike arbeid van enige aard te gaan wy waartoe hy geen roeping of sending van die Kerk ontvang het nie, of ook nie voor sy uittreding verlof tot die behoud van status verkry het nie.[69]) In al hierdie gevalle gee hy nie alleen sy amp prys nie, maar verbeur hy ook sy status en sy Akte van legitimasie.

As 'n predikant tot 'n ander betrekking *in die Kerk* geroep word, mag dit gebeur dat die werksaamhede aan die nuwe amp verbonde verskil van die werksaamhede van die vorige amp, maar sy status bly nog die van predikant van die Kerk. Dink b.v. aan betrekkinge soos Algemene Armsorgsekretaris, Sendingsekretaris, ens. Hierdie persone se legitimasie het ook nie verval nie. Hulle is beroepbaar en kan enige tyd weer 'n beroep na 'n gemeente aanvaar.

Iemand wat sy Akte van Legitimasie verbeur het mag nie beroep word nie, maar hy besit nog die akademiese kwalifikasies om weer toegelaat te word tot die Evangeliebediening. Ons kan sê dat hy nou weer teruggekeer het tot die posisie waarin hy was voor sy proponentseksamen; hy besit nie die status van predikant nie, maar wel die status van Kandidaat in die Godgeleerdheid. As hy wil terugkeer tot die Evangeliebediening moet hy hom aanmeld by die Proponentseksamenkommissie vir ondersoek en toelating. As hy daarna 'n beroep ontvang en opnuut bevestig word beklee hy weer die amp van predikant en het hy ook weer die status van volle predikant, maar voor die tyd nie. Ons wil met alle beskeidenheid verklaar dat dit vir ons nie reg skyn om aan iemand wat sy amp as predikant neergelê het om hom vir die Volksraad verkiesbaar te stel toe te laat om nog die Bondseëls te bedien nie. Die bediening van die Sakramente is 'n amptelike werksaamheid en mag nie uitgevoer word deur iemand wat nie meer in 'n amptelike betrekking tot die Kerk staan nie. So het die Transvaalse Kerk die saak gesien en bepaal: „Enige geordende dienaar van die Woord of gelegitimeerde kandidaat tot die Heilige Diens verbeur sy status as Dienaar van die Woord. . . . wanneer hy uit die diens van die Kerk tree met die doel om 'n sekulêre amp of burgerlike betrekking te aanvaar. . . .

Om weer beroep of bevestig te mag word as predikant sal hy moet voldoen aan die volgende: [70])

[69]) T. Regl. III, art. 33; O. art. 15; N. art. 53 (c).

[70]) T. Regl. III, art. 35, c.f. O. art. 16 en N. art. 55, albei min of meer die-

„'n Persoon wat onder Reglement III art. 33 sy predikantstatus verloor het mag aansoek doen om herstel van status by die Sinode, of in die reses by die Sinodale Kommissie, mits die aansoek nie binne ses maande voor of na 'n gewone sitting van die Sinode gedoen word nie. Die aansoek sal moet vergesel wees van getuigskrifte van die Kerkraad(e) van die gemeente(s) en van die Ring(e) waarin die applikant die afgelope jaar gewoon het. Nadat die Sinode of Sinodale Kommissie homself oortuig het dat die applikant bewys gelewer het van sodanige godsalige lewenswandel as wat 'n Christenleraar betaam, sal hy die applikant verlof gee om hom aan te meld by die Kommissie van Eksaminatore vir 'n Colloquim Doctum. Indien die applikant hierdie kommissie kan oortuig van sy wetenskaplike en godgeleerde bekwaamhede, persoonlike ondervinding van Gods genade en roeping tot die bediening sowel as van sy voortdurende gehegtheid aan die leer van die Kerk, sal aan hom 'n akte van legitimasie uitgereik word."

Daarby word dan bepaal dat 'n predikant onder sekere omstandighede sy status mag behou. Dit word aan die diskresie van die Kommissie van Eksaminatore oorgelaat om die algemene beginsels van die bepaling toe te pas. Dit alles is in ooreenstemming met die algemene gereformeerde praktyk. Bouwman [71]) beklemtoon die feit dat die amp van predikant 'n lewenslange is en dat dit nie „sonder gewigtige" redes neergelê mag word nie en dan *met verlies van status.* Dit was ook die standpunt van die ou gereformeerde Sinodes.[72]) Die Sinode van Dort 1618/19 het bepaal: [73]) „dewijle een Dienaar des Woordts eens wettelijck, als boven, beroepen zijnde, zijn leven langh aenden Kerckendienst verbonden is, soo sal hem niet geoorlooft zijn hem tot eenen anderen staet des levens te begheven: ten zij om grote ende wightighe oorsaken, daer van de Classe kennisse nemen ende oordeelen sal."

Die generale Sinode Leeuwarden, (1920) het besluit dat die voorreg om nog die Woord en Sacramente te mag bedien alleen geskenk kan word aan „zulke Dienaren die geroepen worden tot een anderen dienst ten bate der Kerken in het gemeen of tot zoodanigen arbeid, die een geestelijk karakter draagt en met de roeping tot de verkondiging van het Evangelie in verband staat." [74])

Elke afsonderlike geval moet op sy meriete behandel word. Die

---

selfde as die Transvaalse artikel.

[71]) *Kerkrecht*, I, bl. 460—465.

[72]) C.f. Dordrecht 1578, art. 7; Middelburg 1581, art. 6. (*Kerk. Handboekje*, bl. 98 en 144.)

[73]) Art. 12.

[74]) Bouwman, a.w., I, bl. 465.



aansoek vir die behoud van status moet gedoen word *voordat* die predikant sy betrekking neerlê.

2. *Die Pligte van die Ring tydens die vakature.*

In die algemeen moet die Ring sorg dra dat die gemeentelike arbeid tydens die vakature voortgaan. Die uitvoering van die taak word in die besonder opgedra aan die konsulent. „Vir elke gemeente wat nie twee of meer predikante het nie, word daar 'n konsulent aangestel om by vakatures, of ook in geval van skorsing, langdurige krankheid of afwesigheid van die predikant en in ander voorkomende gevalle, te fungeer." [75]) En verder: „Die predikdiens en die herderlike werk word in vakante gemeentes waargeneem deur die konsulent. Hy bepaal in oorleg met die Kerkraad hoe dikwels hy daartoe die vakante gemeente besoek." [76]) Gewoonlik word dit verwag dat hy die gemeente minstens vier maal in die jaar sal besoek teen behoorlike vergoeding van sy onkoste.[77]) Daar bestaan 'n sekere mate van verwarring oor die regsposisie van die konsulent.

Art. 205 lui: „Die konsulent vervul by die Kerkraad in alle opsigte die plek van die pastor loci dog sonder stemreg; geen kerkraadsvergadering mag, behalwe in baie dringende gevalle, in sy afwesigheid of sonder sy toestemming gehou word nie. By gekombineerde kerkraadsvergaderings is hy teenwoordig, of in geval van noodsaaklike verhindering, 'n ander Ringspredikant deur hom daartoe versoek." [78])

As die konsulent „in alle opsigte die plek van die pastor loci inneem" sou ons verwag dat hy ook 'n volle stemgeregtigde lid van die kerkraadsvergaderinge is. Art. 133 van die Transvaalse wetboek gee aan die konsulent op gekombineerde vergaderings stemreg. Op die gewone kerkraadsvergadering het hy „geen gewone" stem nie; dus blykbaar wel 'n beslissende stem as die stemme staak. In die Kaapse Kerk het die konsulent geen stem nie, nog op die gewone kerkraadsvergadering, nog op die gekombineerde vergadering.[79])

Die verwarring ontstaan omdat die konsulent beskou word as 'n plaasvervanger van die pastor loci i.p.v. die *verteenwoordiger van die Ring by 'n vakante gemeente.* Bouwman [80]) verklaar o.a. i.v.m. die konsulent: „de consulent treedt op als raadsman, draagt zorg, dat naar eisch van het kerkverband gehandeld wordt, waar-

---

[75]) K. art 201; T. art. 133; O. art. 94; N. art. 227.

[76]) K. art. 204.

[77]) C.f. K. art. 206; T. art. 136; O. art. 52; N. art. 228.

[78]) C.f. T. art. 133 en 135; O. art. 94; N. art. 228 (a).

[79]) Kaap Reglement van Orde 12 (d), Art. 177 (1), Acta XXIII, bl. 71. So ook Natal c.f. Regl. van Orde (26).

[80]) Kerkrecht, I, bl. 397.

schuwt wanneer de kerkeraad afwijkt van de orde en brengt zijne bezwaren op de classicale vergadering." En ook die volgende: „de consulent staat buiten de gemeente en buiten den kerkeraad. Hij is slechts als raadsman aangewezen." Kleyn stel dit nog sterker: „Zij (die konsulente) namen dan ook geenszins de plaats in van den vertrokken Predikant, maar van de Classikale vergadering." En verder: „de meening, dat de Consulent een door den Kerkeraad ingeroepen raadsman zoude zijn, rust op geen enkelen grond. De consulenten waren de vertegenwoordiging van het geheel der kerk bij de bijzondere gemeente." [81])

Bouwman en Kleyn verskil hierin dat waar die een die konsulent 'n blote *raadgewer* noem, die ander in die konsulent sien 'n *verteenwoordiger* van die Klassis by die gemeente. Albei is dit daar ook eens dat 'n konsulent *nie in alle opsigte die plek van die pastor loci inneem nie.* So verklaar ook Eybers [82]) dat *konsulent* die naam is van die deputaat wat die Ring by die gemeente verteenwoordig in verband met besondere dienste onder buitengewone omstandighede. Die konsulent is geen lid van die kerkraad nie, en het dus ook geen stemreg op enige van sy vergaderinge nie. Dit sou o.i. meer korrek wees om die regsposisie as volg te omskrywe: Die konsulent verteenwoordig die Ring by die afsonderlike gemeentes en neem tydelik die pligte van die pastor loci waar, sonder om daardeur enige van die pastor loci se regte te verkry.[83])

Uit die voorgaande sal dit duidelik wees dat 'n konsulent alleen optree ingeval van 'n vakature of skorsing of langdurige siekte, afwesigheid, ens., van die pastor loci. Die Kaapse Kerkwet [84]) is heeltemal korrek as dit bepaal dat die Ring konsulente aanstel vir gemeentes wat „nie twee of meer predikante het nie." In 'n gemeente met meer as een predikant sal dit selde gebeur dat daar nie ten minste een predikant beskikbaar is vir die nakoming van die pligte, wat gewoonlik deur die konsulent waargeneem word nie. As dit mag gebeur dat so'n gemeente gelyktydig al sy predikante verloor, sou die Ring of die Ringskommissie 'n konsulent kan aanstel. Dit is daarom verkeerd dat die Ring die predikante van gemeentes met meer as een predikant oor en weer as konsulente aanstel.[85])

### 3. *Die vulling van vakatures.*

Die aanvulling van vakatures geskied met alle moontlike spoed.

[81]) *Algemeene Kerk of Plaatselijke Gemeente*, bl. 91.
[82]) *Kerkinrigting*, bl. 152.
[83]) C.f. H. Pienaar, *Inrigting*, bl. 48.
[84]) Art. 201.
[85]) C.f. Brief van Dr. J. J. Müller, Kerkbode LIII, 12, bl. 258.



Ingeval in 'n vakante gemeente die beroeping op die bepaalde tyd [86]) nog nie geskied het nie, neem die Ring of Ringskommissie daarvan kennis en handel na bevind van sake.[87])

Die beroeping van 'n leraar geskied deur die gekombineerde kerkraad onder voorsitterskap van die konsulent, op die voorgeskrewe wyse, soos in die vorige hoofstuk verduidelik.[88]) Dit is die plig van die konsulent om toe te sien dat daar by die beroeping geen voorafgaande afsprake gemaak word nie.[89]) Die konsulent moet ook toesien dat op die groslys slegs die name van wettig beroepbare persone verskyn. Dit moet wees 'n persoon wat by die actuarius van een van die vier Gefedereerde N.G. Kerke gelegitimeer is.[90])

'n Predikant of 'n Kandidaat tot die Heilige Diens wat hulle by een van die Gefedereerde N.G. Kerke aanbied en wat nog nie by die Kerke gelegitimeer is nie, sal, om beroepbaar te wees, hulle eers by die Actuarius van die Sinode vir legitimasie moet aanmeld.[91])

„'n Predikant wat in 'n ander Gereformeerde Kerk as die Gefedereerde as predikant van 'n gemeente werksaam is, is nie opnuut broepbaar nie, behalwe na die oorlegging van 'n bewys van goeie sedelike gedrag en van sy Akte van Demissie, en nadat 'n Colloqium Doctum met die Proponentseksamenkommissie gehou is om sy gehegtheid aan die leer van die Ned. Ger. Kerk in S.A. te laat blyk." [92]) Aangesien hierdie artikel, wat in die algemeen die vereiste stel dat 'n predikant of kandidaat wat hom aanmeld tot die Heilige Diens en nog nie by die Gefedereerde Kerke gelegimiteer is nie, eers deur die Actuarius gelegitimeer moet word, slaan dit blykbaar op predikante wat reeds tevore in die gefedereerde Kerke gelegitimeer was, maar daarna 'n beroep na 'n gemeente van een van die ander gereformeerde gemeentes aanvaar het. As so'n persoon na die gefedereerde kerke wil terugkom, is dit vir hom nie nodig om weer gelegitimeer te word nie — dit is hy reeds — maar hy moet hom tog aan 'n Colloquim Doctum onderwerp om van sy gehegtheid aan die leer van die N.G. Kerke te laat blyk. Die ooreenkomstige bepaling van die Transvaalse Kerkwet lui: „'n Predikant wat in 'n ander gereformeerde Kerkgenootskap as leraar van 'n gemeente werksaam was, sal, as hy beroep word nie mag bevestig word nie, dan nadat hy 'n bewys van goeie sedelike gedrag van die Ringskommissie van die Ring

[86]) Kaap: *drie maande* na begin van vakature (art. 195, 2).
[87]) K. art. 194 en 196; T. art. 143; N. art. 235.
[88]) Kaap art. 177 (1); T. art. 145; O. art. 20; N. art. 236.
[89]) K. art. 177 (3) en art. 19.
[90]) C.f. K. art. 166—171 en art. 175—176; T. art. 146; O. art. 8, 9; N. art. 50.
[91]) K. art. 167; T. Regl. III, art. 29 e.v.; O. art. 8 & 9; N. art. 51.
[92]) K. art. 175.

waaronder hy ressorteer, voorgelê het, en nadat die Kommissie van Eksaminatore met hom 'n Colloqium Doctum gehou het om sy gehegtheid aan die leer van ons Kerk te laat blyk." [93]) Dit skyn ons 'n beter bepaling te wees om so'n predikant beroepbaar te stel, en eers as hy beroep word die Colloqium Doctum met hom te hou voordat hy bevestig word. Die behoefte om hom by die Gefedereerde N.G. Kerke te laat legitimeer ontstaan eers wanneer hy geroep word tot die bediening van die Evangelie in dié Kerk.

*Prosedure na die beroeping.* Die konsulent moet onmiddellik aan die beroepene kennis gee dat 'n beroep op hom uitgebring is.[94])

Daarna word die naam van die beroepene op *drie agtereenvolgende* Sondae aan die gemeente voorgedra om te verneem of iemand enige besware teen die beroepene het. Indien daar na die derde afkondiging, geen besware ingebring is nie, mag die beroepsbrief aan die beroepene gestuur word.

Soos reeds in 'n vorige hoofstuk aangetoon, word die beroep uitgebring deur die Kerkraad met approbasie van die gemeente. Voetius verklaar in die verband: „de directive ende voorgaende macht ende uytwerckinge van de beroepinge gehoort alleen tot den Kerckenraet, maer het recht om een predikant te beroepen, gehoort in gemeyn beyde tot de gemeynte ende Kerckenraet." En verder: „want de Kerckenraet en beroept niet voor haer selven, maar voor de gansche gemeynte, voor dewelcke sy moet sorge dragen, ende die sy representeert." [95])

Besware moet skriftelik by die Kerkraad ingedien word deur ongesensureerde lidmate van die roepende gemeente. Dit moet op deugdelike gronde berus en 'n beskuldiging met betrekking tot die leer of wandel van die beroepene bevat. 'n Beswaar kan ook gegrond wees op 'n beweerde onreëlmatigheid i.v.m. die uitbring van die beroep.[96])

Die besware, tesame met al die stukke wat daarop betrekking het, word deur die Kerkraad gestuur aan die Voorsitter van die Ringskommissie van die betrokke Ring vir ondersoek en behandeling. Indien die Ringskommissie die besware as gegrond beskou word daarvan aan die Kerkraad berig gedoen. As die besware onreëlmatighede by die uitbring van die beroep geld, mag die Ringskommissie uitspraak gee. As dit egter die lewe en leer van die beroepene geld, sal die Ring as geheel moet vergader om te handel volgens die voorskrifte vir die kerklike opsig en tug.[97]) As die beroepene nie onder dieselfde Ring as die roepende gemeente val nie, sal die Ringskommissie van die roepende gemeente die Ring waaronder die beroepene ressorteer in die saak moet ken.

[93]) Regl. III, art. 37.
[94]) K. art. 178; T. art. 147; O. art. 21; N. art. 237.
[95]) M. Bouwman, *Voetius over het gezag der Synode*, bl. 279. C.f. P. E. III, bl. 603 en bl. 268; H. Bouwman, Kerkrecht I, bl. 406.
[96]) K. art. 182; T. art. 148; O. art. 22; N. art. 239.
[97]) Sien Hoofstuk VIII.



As die Ringskommissie of die Ring oordeel dat die besware geldig is, sal aan die Kerkraad kennis gegee word dat die beroep as vervalle beskou moet word. Indien die besware ongegrond is, mag die beroepsbrief aan die beroepene gestuur word. Van die beroepene word verwag dat hy van sy besluit kennis gee binne een week (O.V.S. en Natal *twee weke*) na ontvangs van die beroepsbrief.[98])

Selfs as daar geen besware uit die gemeente teen 'n beroep inkom nie, en die beroepene die beroep aanneem word hy nie bevestig voordat die Ring die beroep goedgekeur het nie. As berig ontvang is dat die beroep aangeneem is, stuur die Kerkraad aan die praeses van die Ring, of indien die praeses self die beroepene is, of by sy ontstentenis, aan die Scriba van die Ring 'n offisiële verklaring (a) dat die beroeping volgens kerkwet geskied het; (b) dat by die afkondiging geen beswaar ingekom het nie; en (c) dat die beroepene in 'n skriftelike antwoord, die beroep aangeneem het.

Volgens die Transvaalse en Natalse kerkwette moet die volgende stukke opgestuur word:

1. In die geval van Kandidate tot die Heilige Diens:
   a. Die beroepsbrief.
   b. Die antwoord daarop.
   c. Die Akte van Legitimasie.
2. In die geval van Predikante:
   a. Die beroepsbrief.
   b. Die antwoord daarop.
   c. Die Akte van Demissie.

As al hierdie stukke in orde bevind is, word die berig kerklik goedgekeur, en daarvan kennis gegee in die offisiële orgaan van die kerk.[99]) Indien die Voorsitter of Scriba van die Ringskommissie beswaar teen die goedkeuring van die beroep mag hê, moet hy dit ten spoedigste aan die Ringskommissie voorlê vir behandeling en beslissing.[100])

Die beroepsbrief en die skriftelike antwoorde van die beroepene is belangrik, aangesien dit die ooreenkoms tussen die gemeente en leraar vorm. Die beroepsbrief is die *aanbod* wat uit

[98]) K. art. 182; T. art. 150; O. art. 22—24; N. art. 238. Sien ook Voetius, P. E., III, 563: Aliquando, ubi de duobus partes in ecclesia dissidentes contendunt, neuter a classe a aut synodo approbatur, sed ad pacem ecclesiae, et schismatis proventionem, tertii electio praescribitur.
[99]) K. art. 179, 181; T. art. 151; O. art. 27; N. arts. 242, 243.
[100]) K. art. 183; N. art. 244.

naam van die gemeente deur die kerkraad aan die predikant gedoen word. Dit bevat die bepalings en voorwaardes wat die kerkraad die leraar aanbied. As die beroepene die beroep skriftelik aanneem kom daar 'n wettige ooreenkoms tot stand wat albei partye bind. Ons het reeds die vraag bespreek wanneer die verpligtinge van die roepende gemeente onder die ooreenkoms 'n aanvang neem. As die roepende kerkraad verantwoordelik gehou word van die oomblik van die leraar se demissie van sy vorige gemeente af, dan moet die leraar ook van die oomblik af verantwoordelik gehou word vir sy deel van die ooreenkoms. Ons is van oordeel dat 'n predikant gebonde is van die oomblik af dat hy die beroep aangeneem het. Die besluit van die Kaapse Sinode [101]) waardeur 'n predikant wat 'n beroep aangeneem het, die reg besit om weer daarvoor te bedank te eniger tyd voordat hy bevestig is, skyn ons nie reg te wees nie.

Die Ring moet dus terwille van die orde in die Kerk toesien dat alles i.v.m. beroepe volgens wet geskied het. Diè approbasie „is een kerkelijke handeling, waarbij de Classis zelve of ook eenige Kerken of deputaten, door haar gemachtigd, toezien en controleeren, of de beroeping wettig is geschied.... deze macht oefent de classis uit kracht van het kerkverband, waardoor zij het recht bezit om toezicht te houden op de handhaving van leer en de orde in de kerken." [102])

*Bevestiging van beroepene.* Die roepende gemeente is verantwoordelik vir die vervoer van die beroepe leraar met sy huisgesin en goedere.[103]) Die bevestiging moet plaasvind so spoedig as moontlik na die aanname van die beroep.[104]) Die bevestiging geskied in naam van die Ring deur die konsulent of in geval van sy afwesigheid deur 'n ander predikant, lid van Ring, deur hom daartoe versoek. As dit 'n gemeente is met meer as een leraar word die bevestiging waargeneem deur die Voorsitter van die kerkraad.[105]) Die persoon wat die bevestiging waarneem moet sorg dra dat:

i. Die stukke hierbo genoem in orde en deur die Ring goedgekeur is; [106])

ii. Die kerkwette van die Transvaal, O.V.S. en Natal bepaal dat indien 'n predikant vir die eerste keer 'n beroep in die bepaalde kerk aanneem, of 'n kandidaat tot die Heilige Diens, wat vri die eerste keer bevestig word, of ook iemand wat vroeër in

[101]) Acta X (1862), bl. 24, besluite register Kaapse Wetboek, bl. 197.
[102]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 406. Sien ook Voetius, P.E., III, bl. 536, 537, 563, 624.
[103]) K. art. 184; T. art. 158; O. art. 35; N. art. 245 (b).
[104]) K. arts. 186, 187; T. art. 160; O. art. 28; N. art. 245 (a).
[105]) K. art. 189; T. art. 152; O. art. 30 (a); N. art. 248 (a).
[106]) K. arts. 189, 179; T. art. 153; O. art. 29; N. art. 247.



die kerk gedien het en intussen hom van die bepaalde kerk losgemaak het (b.v. deur 'n beroep na 'n ander provinsie aan te neem) voor sy bevestiging weer die formulier wat hy die eerste keer by die toelating tot die Evangeliebediening voor die kommissie van Eksaminatore onderteken het, weer voor die konsulent moet onderteken.[107]) In Transvaal geskied die ondertekening voorlopig in teenwoordigheid van die Konsulent en later tydens die vergadering van die Sinode in die Kerkboek by die Actuarius.[108]) In die formulier getuig die bevestigde (i) dat hy hom van harte vereenselwig met die leer van die kerk; (2) dat hy belowe om dit getrou te onderwys en daarin volhardend te wandel en alle dwalings na die beste van sy vermoë te weerlê en te bestry; (3) dat hy hom sal beywer vir die bevordering van die Kerk; (4) dat hy hom aan al die verordeninge van die kerk gewilliglik onderwerp; (5) dat indien dit mag gebeur dat hy later enige besware omtrent die leer mag voel of 'n ander insig daaromtrent kry, hy dit nog openlik nog in die geheim sal voorstaan, leer of verdedig met woord of in skrif voordat hy dit aan die Sinode geopenbaar het ten einde nader ondersoek te word; (6) dat indien 'n bevoegde kerklike liggaam te eniger tyd, ten einde die enigheid en suiwerheid van die leer te bewaar, dit goedvind om 'n nadere verklaring van sy gevoele omtrent een of ander punt te eis, hy altyd gewillig en bereid daartoe sal wees; en (7) dat hy hom aan die uitsprake van die bevoegde kerklike vergaderings sal onderwerp.[109])

Die ondertekening van hierdie formulier is 'n ooreenkoms wat die predikant aangaan met die kerk as geheel.[110])

Die bevestiging is die plegtige inlei van die leraar in sy gemeente. Wanneer die bevestiging vir die eerste keer plaasvind, geskied dit met oplegging van hande deur die predikante van die Ring, sowel as enige andere diensdoende leraar van die N.G. of Suster Kerke.[111]) Die bevestiging moet plaasvind in die midde van die plaaslike gemeente tydens 'n openbare byeenkoms van die gemeente. In besondere gevalle mag 'n persoon bevestig word op 'n ander plek as die waar hy moet gaan werk. Bouwman [112]) noem die gevalle van 'n leraar wat (i) uitgestuur word na „Kerken onder het Kruis"; (ii) uitgestuur word as Sendelinge na gebiede waar daar nog geen gevestigde kerk is nie; [113]) of

[107]) T. art. 153; O. art. 12; N. art. 270.
[108]) T. art. 154 en 5.
[109]) K. art. 163; T. Hoofs. VIII, vorm 6; O. art. 10; N. Hoofs. VIII, vorm 7.
[110]) Sien Voetius, P.E., I, bl. 286—288.
[111]) K. art. 190; T. art. 156; O. art. 31; N. art. 248 (b). Sien ook H. Bouwman, *Kerkrecht*, bl. 408—411.
[112]) *Kerkrecht* I, bl. 412.
[113]) Ons kerkwet maak voorsiening vir die Ordening van 'n sendeling in dergelike gevalle — ons kom in die volgende hoofstuk hierop terug.

(iii) „In een zeer bijzonder geval, wanneer de roepende kerk bezwaarlijk een dienaar ter bevestiging kan bekomen." [114])

Na die bevestiging gee die konsulent onverwyld kennis aan die Scriba van die Ring, wat die berig deurstuur aan die Voorsitter van die Ring om die bevestigde in die offisiële kerkorgaan as lid van die Ring bekend maak.[115]) As die bevestigde 'n Kandidaat tot die Heilige Diens was, sal die scriba ook aan die Actuarius berig doen van die bevestiging met die toesending van die ingehandigde dokumente. Die Actuarius verleen in naam van die Sinode aan die bevestigde 'n Akte van Bevestiging volgens die vasgestelde formulier, waarin die bevestigde offisieel as ampsdraer van die Kerk in die algemeen en as volle bedienaar van die evangelie erken word.[116])

*Hulppredikers.* Kerkrade mag ook gebruik maak van die dienste van hulppredikers. So'n aanstelling mag deur die Kerkraad gemaak word sonder die medewerking van die Ring. Die Kaap bepaal dié volgende: [117])

„1. Alleen 'n predikant of kandidaat tot die Heilige Diens kan 'n hulpprediker wees. Sy aanstelling is van tydelike aard, en kan van tyd tot tyd vernuwe word.

„2. Hulppredikers word deur die kerkraad aangestel. Kandidate wat as hulppredikers aangestel word, word nie georden nie.

„3. Die bepaling van 'n hulpprediker se offisiële werksaamhede word oorgelaat aan die Kerkraad wat hom aanstel, solank dit nie met die kerklike wette in stryd is nie.

„4. Word 'n hulprediker na elders beroep, vertoon hy vóór sy bevestiging aan die konsulent of predikant wat hom bevestig, 'n akte van demissie verleen deur die Kerkraad van die gemeente waarin hy tydelik gearbei het.

„5. Predikante wat as hulppredikers in 'n gemeente staan, sal die sakramente mag bedien, dog geen lidmate of kerkraadslede bevestig nie. As hulle egter geen vaste werkkring het nie, kan hulle die sakramente alleen bedien met toestemming van die predikant of kerkraad van die plek waar hulle hul bevind." Die bepalings van Transvaal en Natal is wesenlik dieselfde.[118])

---

[114]) So'n geval kan hom voordoen i.v.m. die gemeentes van die Transvaalse Kerk in Oos-Afrika wat 'n paar duisend myl verwyder is van die Ring waaronder hulle ressorteer.

[115]) In Transvaal en Natal, doen die Scriba dit direk deur die bevestigde as lid van die Ring bekend te stel.

[116]) K. art. 191—193; T. art. 157 & 161; O. art. 32—34; N. art. 249—251.

[117]) K. art. 213.

[118]) T. art. 163; N. art. 252.



Die bepaling van die kerkwet van die O.V.S.[119]) is feitlik dieselfde, met die een belangrike verskil dat 'n hulpprediker in hierdie kerk georden mag word indien hy vir minstens een jaar deur 'n verantwoordelike liggaam aangestel word. Die feit van sy ordening gee hom geen meerdere regte as die bediennig van die Woord en die Sakramente nie. Aangesien die Hulppredikers nie op die voorgeskrewe wyse tot 'n amptelike betrekking in die Kerk geroep word nie, het hy ook geen amptelike status in die gemeente en kerk nie; hy is geen lid (behalwe in adviserende hoedanigheid) van die kerklike vergaderinge nie; hy mag geen amptelike werk soos die leiding van Kerkraadsvergaderings, die voorstelling van kerkraadslede en die bevestiging van nuwe lidmate waarneem nie. Ons gaan ten volle saam met Ds. Pienaar [120]) waar hy verklaar dat hulppredikers, en veral geordende Kandidate tot die Heilige Diens, 'n wantoestand skep. As 'n hulpprediker geen amptelike betrekking in die kerk beklee nie, dan behoort hy ook nie georden te word nie. 'n Geordende hulpprediker mag wel die Woord en Sakramente bedien, wat 'n *amptelike* werk is, maar hy mag geen lid van kerklike vergaderinge wees nie. Ds. Pienaar verklaar in hierdie verband: „Geordende hulppredikers mag wel die Sakramente bedien, dog geen lidmate of kerkraadslede bevestig nie. Waarom *geordende* hulppredikers wel die Sakramente mag bedien dog geen lidmate of kerkraadslede mag voorstel nie, is vir ons nie duidelik nie. Ook nie waarom 'n hulpprediker moet georden word nie."

Dit is heeltemal in stryd met die beginsels van die Gereformeerde Kerkreg. Bouwman verklaar „de instelling van het hulppredikerschap is dan ook niet in overeenstemming met het Gereformeerde kerkrecht, zooals dat in art. 17 der Ned. Kerkenordening is uitgesproken. Om die reden is het aanstellen van een hulpprediker tot verlichting van den arbeid van een Dienaar des Woords niet aan te bevelen. Hij kan, met goedkeuring van de gemeente, door den kerkeraad voor een bepaalden tijd worden aangesteld en hulpdiensten in de prediking en in de onderwijzing der jeugd verrichten, *maar hij kan niet ambtelijk optreden.*" En verder: „Omdat een candidaat in de theologie nog niet aan een plaatselijke kerk is verbonden en nog niet in het ambt is gezet, kan en mag ook hij geen enkele werkzaamheid verrichten, die alleen aan den predikant is toevertrouwd. Hij moge de bevoegdheid bezitten om een stichtelijk woord te spreken, dit werk draagt niet het karakter van bediening des Woords, en hij is niet bevoegd den zegen te leggen op de gemeente. Eveneens kan en mag hij niet een huwelijk en ook geen ambtsdragers bevestigen, geen

---

[119]) O. art. 55.

[120]) H. Pienaar, *Inrigting*, bl. 58.

openbare belijdenis afnemen, veel minder nog de sacramenten bedienen." [121])

Die bepalings van die Kaapse, Natalse en die Transvaalse kerkwette verdien die voorkeur vir soverre as hulle die hulpprediker se werk beperk tot tydelike „verlichting van den arbeid van een Dienaar des Woord," [122]) maar selfs dit is nie aan te beveel nie.

Die wetboeke van die N.G. Kerke maak geen voorsiening vir ander metodes van standplaasverwisseling, as die wat ons net behandel het nie. Dit is egter interessant, om te let op die volgende metodes wat Voetius in sy Politica Ecclesiastica behandel: [123])

1. Oorplasing of *Translatio*.[124])

Dit is nie *transitio* nie — d.w.s. waar 'n leraar *volens* op 'n beroep oorgaan na 'n ander gemeente nie, maar 'n geval van: *volens nolens* oorplasing. Voetius verklaar (i) dat die meerdere vergadering (Ring of Sinode) die reg het om predikante te verplaas; (ii) dat predikantė so'n oorplasing mag vra; (iii) dat so'n oorplasing nie die karakter van 'n tuguitoefening dra nie en ook nie daarvoor in die plek tree nie; (iv) die motief vir die verplasing moet wees dat die dienaar, sonder dat hy dit kan verhelp, nie meer met seën kan werk in die gemeente waar hy staan nie.

2. Omruiling of *permutatio*.[125])

Dit gebeur as twee predikante van verskillende gemeentes omgeruil word. Hieromtrent verklaar Voetius: [126]) „So'n ooreenkoms mag die predikante nie self aangaan nie. Dit is wel moontlik dat die Kerkrade van die twee predikante, die Klassis of die Sinode die ruiling kan bewerkstellig indien dit sal strek tot heil van albei kerke, wanneer daar redes is om aan te neem dat die een predikant in hierdie en die ander een in daardie kerk meer sal stig, of altans met minder gevaar van aanstoot sal kan verkeer. Intussen moet ons goed oppas dat ons nie die een kerk opsaal met, terwyl ons die ander een bevry van 'n onwelgevallige of ongereëld wandelende predikant nie, en dat ons nie na verderf van 'n vorige ook nog hierdie kerk blootstel aan verderf en verwarring nie; so sou ons prakties die skyn op ons werp, asof volgens ons insig die kerk daar is om die dienaar, en nie die dienaar om die kerk nie." Voetius besluit sy betoog deur te verklaar dat so iets waarskynlik net so seldsaam as 'n swart swaan sal voor-

[121]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 516.
[122]) Ibid.
[123]) Sien M. Bouwman, V.O.S., bl. 286—290.
[124]) P. E., III, bl. 662—663, en bl. 666 qu V, bl. 121.
[125]) Translatio aliquando fit per permutationem, P. E., III, bl. 663 en 668, Q IX.
[126]) P. E., III, bl. 668, Q IX.



kom. Nietemin het die klassis onder die bepalinge van die Kerkorde van Dort [127]) wel die reg gehad om te „oordeelen of de voorschreven Dienaars te verzetten zijn, of niet." [128])

3. Uitlening of *commodatio*.[129])

Voetius verklaar dat 'n plaaslike kerk altyd hulle predikant tydelik aan 'n ander kan leen onder die volgende voorwaardes: (i) Die kerk wat wil leen moet daarom vra; (ii) die lenende kerk moet toestem; en (iii) die hulp op hierdie wyse verkry moet noodsaaklik wees.

In normale omstandighede gaan die versoek vir so'n lening altyd uit van die plaaslike kerk wat wil leen. Daar kan ook gevalle voorkom waar die klassis of die Sinode so'n lening bewerkstellig buite die plaaslike kerk om. Dit kan gebeur (i) as die plaaslike kerk in 'n wanorde verkeer. Dan tree die classis in en sorg dat sake weer in orde gebring word.[130]) (ii) Indien sowel die plaaslike kerk as die klassis wanbestuur pleeg ten opsigte van die lening en daar word na die Sinode geappelleer en dit vir die Sinode „na behoorlijk onderzoek een uitgemaakte zaak zou zijn, dat het tegenwoordig gebrek van de kerk zoo groot is," [131]) mag die Sinode so'n lening voorskrywe selfs teen die sin van die kerkraad en of die klassis in. [132])

## II. Die pligte van die Ring i.v.m. die stigting van nuwe gemeentes. [133])

Nuwe gemeentes word deur die Ring waaronder dit ressorteer gestig, nadat die voorbereidende stappe deur die betrokke kerkraad of kerkrade gedoen is.

Die Ring moet toesien dat al die voorbereidende stappe behoorlik gedoen is, t.w.:

1. Wanneer die behoefte vir die stigting van 'n nuwe gemeente deur die lede van 'n gemeente gevoel word, lê hulle die saak aan hulle kerkraad voor, wat dan alle verdere stappe doen. In die eerste plek moet die kerkraad oordeel of daar genoeg rede is om voort te gaan met die voorbereidende maatreëls. Indien dit die geval is gee die kerkraad aan die belanghebbendes verlof om waarborglyste te laat teken deur die belanghebbendes in hulle gemeente. Die waarborglys is bedoel om die Ring te oortuig dat, indien hulle tot die stigting van 'n nuwe gemeente oorgaan, die

[127]) Art. 11, Biesterveld & Kuyper, *Handboekje*, bl. 229.
[128]) Hierdie reg geld ook die vorige punt: *oorplasing*.
[129]) Voetius, P. E., III, bl. 669, 670.
[130]) Voetius, P. E., III, bl. 670 „jam proxime in curam illam succedit classis".
[131]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 290.
[132]) Voetius, P. E., III, bl. 671.
[133]) K. arts. 89—91; T. arts. 94—127; O. arts. 76, 104—105; N. arts. 215—222.

lidmate van die nuwe gemeente gewillig is om die finansiële verpligtinge daaraan verbonde te dra. Die vorm van die waarborgakte wat deur die Kaapse Kerk gebruik word is as volg: [134])

„Ons, die ondergetekendes, verbind ons sowel gesamentlik as afsonderlik as borge *in Solidum* en medehoofskuldenaars vir die behoorlike jaarlikse betaling van die som van £.... deur die dan dienende kerkraad van die gemeente .............., wat staan opgerig te word in verband met die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika aan die predikant van gesegde gemeente, vir die tyd van vyf jaar, gereken van die dag wanneer sodanige predikant in die gemeente bevestig sal word, en ons doen uitdruklik afstand van die *beneficium ordinis seu excussionis et divisionis,* met die betekenis waarvan ons ten volle bekend is, onder verband van ons persone en goed as na regte." [135])

Daar is ook 'n alternatiewe bewoording as volg: „Ons, die ondergetekendes, verbind ons met ons handtekening om die som wat hieronder teenoor ons respektiewe naamtekenings geskryf is, of sodanige gedeeltes daarvan as wat na eweredigheid bereken nodig mag bevind word om jaarliks te betaal...." ens.[136])

Ons vind dat die bewoording van die Transvaalse artikel die eenvoudigste en duidelikste is: „Aangesien deur ons ondergetekendes 'n versoekbrief gerig is aan die Ring van ..............
vir die stigting van 'n nuwe gemeente vir die wyk ............

En aangesien volgens artikel 116 van die kerkwet van ons 'n waarborg vereis word aangaande die salaris en woning van die leraar van bedoelde nuwe gemeente; so getuig ons met hierdie Akte dat ons, ondergetekendes, gedurende ons verblijf in hierdie gemeente ons verantwoordelik stel vir die bedrag agter ons naam ten behoewe van die salaris van die Predikant behalwe die genot van 'n vrye woning." [137])

In hierdie waarborg is elke persoon alleen verantwoordelik vir die bedrag agter sy naam geplaas. Daar word geen bepaalde tydperk genoem nie, maar 'n onbepaalde en wel solank as die persoon in daardie gemeente bly woon. In die vorige akte van waarborg bly die persoon verantwoordelik vir vyf jaar, selfs al woon hy nie meer in die gemeente nie.

Die bedrag wat gewaarborg word is £ 500.

2. As dit blyk dat die nuwe voorgestelde gemeente uit gedeeltes van meer as een gemeente sal bestaan (insluitende gemeentes wat onder ander Ringe ressorteer), terwyl die saak slegs deur die lede van een gemeente aangeroer word, sal die Kerkraad by wie die saak aanhangig gemaak is die reg hê om die kerkrade van die ander gemeentes te nader met die oog op medewerking.

3. As die Kerkraad van 'n gemeente weier om stappe te neem met die oog op afstigting, sal die belanghebbendes die reg hê om hulle by wyse van versoekskrif tot die Ring te wend wat dan die reg sal hê om self die nodige stappe te doen met die oog op afstigting, of die betrokke kerkraad of kerkrade opdra om dit te doen.

4. Selfs waar daar geen versoek tot die Ring gerig is nie, het die Ring die bevoegdheid om op eie initiatief die moontlikhede van afstigting binne gemeentes in sy ressort te laat ondersoek om ook Kerkrade met die oog op afstigting te ontmoet en aan te spoor.

5. Nadat die waarborglyste opgestel is, sal dit tesame met die konsiderasies van die betrokke Kerkrade daaroor voorgelê word aan die Ring of Ringe wat betrokke is daarby.

Die Ring mag dan aan sy Ringskommissie opdrag gee om die stigting uit te voer, nadat die bogaande voorvereistes na die bevrediging van die Ringsvergadering uitgevoer is.[138]) Die voorvereistes tot die stigting van 'n nuwe gemeente bevat niks i.v.m. die verdeling van eiendomme tussen die ou en nuwe gemeente nie. Dit is egter in ons kerke usansie, dat die moedergemeente, by wyse van donasie, sekere eiendomme of geldsomme gee. Die Kaapse wetboek sluit dan ook 'n aanbeveling in dié verband in: „By die stigting van nuwe gemeentes word dit aan die betrokke Kerkrade dringend aanbeveel om, nadat hulle hul van die toestemming van die moedergemeentes verseker het, en waar die omstandighede dit mag eis, uit die gemeentelike goedere of fondse van die moedergemeente 'n donasie aan die nuut-gestigte gemeente toe te ken." [139]) 'n Gemeente kan nie by wetgewing *verplig* word om so'n skenking te maak nie aangesien die gemeente alleen bevoegd is om oor sy goed te beskik. So'n skenking kan nie gemaak word *voordat* die nuwe gemeente werklik gestig is nie. Voor die stigting van die nuwe gemeente is daar nie 'n tweede party aan wie die skenking gemaak kan word nie — daar is net die moedergemeente self, wat immers nie 'n skenking aan haarself kan maak nie. Dus, selfs 'n besluit van die Kerkraad vóór die afstigting geneem om sekere eiendomme aan die nuwe gemeente by sy afstigting te skenk, *is nie in regte afdwingbaar nie, behalwe*

---

[134]) Vorm 19, Kerkwet, bl. 170.

[135]) Volgens hierdie waarborg is elke ondertekenaar indiwidueel aanspreeklik vir die volle salaris van die predikant. Ons twyfel of baie gemeentelede sal teken as hulle ten volle bewus is van wat die Akte eintlik beteken.

[136]) Kerkwet (Kaap), bl. 171.

[137]) T. Hoofstuk VIII, vorm 16.

[138]) Die Kaapse artikel stel nog 'n vereiste: nl. dat „daar onderneem is om by die Prekikante-pensioenfonds aan te sluit".

[139]) Sien art. 89 (2).

*as dit later na die stigting van die gemeente weer herhaal word.* Ons kom later weer hierop terug.[140])

*Die Stigting.* Die stigting van die nuwe gemeente geskied deur die Ringskommissie (of Ringskommissies as meer as een Ring daarby betrokke is) op las van die Ring op 'n vergadering waarvan vantevore kennis gegee is in die Offisiële Organ en waarheen die belanghebbendes uit die gemeente of verskillende gemeentes opgeroep is. Die Ringskommissie stel die grenslyne van die nuwe gemeente vas maar besit geen reg om die lyn so te trek dat dit gedeeltes van gemeentes insluit (a) waaruit wel memories gestuur is, maar waarvan die kerkraad verklaar dat die meerderheid van die lede in die betrokke deel beslis *teen* insluiting by die nuwe gemeente is en dat die kerkraad dit dus ook nie kan goedkeur nie. Die Ringskommissie moet die grense so probeer trek dat daar so min as moontlik lynplase sal wees. Die Kaapse kerk bepaal dat die Ring die reg het om bewoners van lynplase toe te wys aan die een of die ander gemeente.[141]) Die Transvaal bepaal: „Lede wat woon op plase waarvan die name as lynplase by die stigting van die nuwe gemeente genoem word, kan kies om onder die ou gemeente te bly ressorteer, mits hulle daarvan binne ses maande skriftelik aan beide kerkrade kennis gee. Lede wat later intrek en op sulke lynplase kom woon ressorteer vanself onder die jonger gemeente, ook wanneer hulle van 'n plaas of woning in die ouer gemeente kom. Bewoners van lynplase wat later wens om onder die naburige gemeente te ressorteer kan dit alleenlik doen met verlof van beide Kerkrade." [142])

Die Ringskommissie benoem die konsulent, verklaar wat die naam van die nuwe gemeente sal wees en onder watter Ring die gemeente sal ressorteer. Hulle sorg ook dat die eerste kerkraad aangestel of verkies word op die wyse in die vorige hoofstuk verduidelik.

Die Ringscriba gee aan die scriba van die Sinode kennis van die stigting van die nuwe gemeente met vermelding van die grenslyne en die name van die eerste kerkraadslede met die oog op die publikasie daarvan in die Offisiële Organ. In Transvaal moet die Scriba van die Sinode ook aan die Registrateur van Aktes van die stigting van die gemeente kennis gee.[143])

Verskille tussen gemeentes, of tussen kerkrade en die Ringskommissie(s) i.v.m. die stigting van nuwe gemeentes, word na

140) Sien hoofstuk IX: *die kerk in die privaatreg.*

141) K. art. 89 (5).

142) T. art. 122. So. ook Natal art. 221. Sien ook die vorige hoofstuk i.v.m. lidmaatsregte oor die grens

143) T. art. 112.



die Ring verwys, met appèl na die Sinode. Verskille tussen Ringe in dieselfde verband word na die Sinodale Kommissie verwys.[144])

III. Verdere werksaamhede van die Ring.

Die Ring vervul 'n belangrike funksie in ons kerkregering deur op te tree as liggaam van toesig en hof van verhoor in eerste instansie of hof van appèl van sake wat in eerste instansie voor die kerkraad gedien het. Hierdie funksie word apart behandel in die hoofstuk oor die kerklike opsig.

Origens vergader die Ring in die gewone loop van sake maar een keer per jaar. Die amptenare en kommissies van die Ring bly egter in funksie van een gewone Ringsvergadering tot die volgende.[145]) Die Ring oefen sy belangrikste regerende werk nie direk as liggaam uit nie; maar deur middel van deputate of kommissies van die Ring wat van elke gewone sitting van die Ring tot die volgende amptelike werk verrig in naam van die Ring.

Ons het reeds kennis gemaak met die Ringskommissie wat optree as uitvoerende Komite van die Ring as geheel. Die Kaapse artikel [146]) omskrywe dit als volg: „Daar word deur elke Ringsvergadering 'n kommissie gekies volgens Regl. 1 (9) wat onder die naam Ringskommissie fungeer van die afloop van een gewone tot die afloop van die volgende Ringsvergadering.

Hierdie kommissie bestaan uit drie lede, waaronder die Ringscriba; en daarvoor word eweveel secundi gekies, wat, indien vereis na volgorde deur die Scriba opgeroep word. Die kommissie kies sy eie Voorsitter en neem in behandeling sake wat geen uitstel kan ly nie. In alles wat die kerklike tug betref handel hy soos in Art. 262 vv. voorgeskrywe."

Verder benoem die Ring ook die volgende permanente Kommissies om vir die sake, wat deur hul naam aangedui word, in die Ringsressort sorg te dra:

i. Finansiële Kommissie.
ii. Sendingkommissie.
iii. Sondagskoolkommissie.
iv. Armsorgkommissie.
v. Enige ander kommissies of deputate wat die Ring mag nodig vind vir die behoorlike uitvoering van sy werksaamhede.

Tydens die vergadering van die Ring word ook 'n aantal tydelike kommissies benoem wat behulpsaam moet wees met werksaamhede tydens die sitting en aftree nadat hulle rapporte behandel en aangeneem is.

144) K. art. 92; T. art. 114 & 115; O. art. 106.

145) K. art. 85.

146) K. art. 87, c.f. T. art. 79; O. art. 116; N. arts. 91—92.

gemeentes op grond van hulle eenheid in Christus saamkom om te beraadslaag oor hulle gemeenskaplike probleme.

Soos ons reeds tevore aangetoon het,[8]) het die kerke na die Hervorming van die 16e eeu so spoedig moontlik daartoe oorgegaan om Sinodale vergaderinge byeen te roep. Die ideaal was altyd by die Gereformeerdes,[9]) sowel as by die oud-Katolieke Kerk, om 'n generale Sinode saam te roep waarop die ganse Christendom verteenwoordig sou wees, net soos dit van oudsher die geval op die Algemene Katolieke konsilies was. Prakties was dit egter nie moontlik nie, met die gevolg dat generale Sinode in die Gereformeerde Kerke die meer beperkte betekenis van 'n lands- of Nasionale Sinode verkry het. So was die Nederlandse Synode in Emden in die jaar 1571 'n vergadering van al die Nederlandse Kerke.[10]) Die enigste Sinode wat ooit met enige reg die benaming „generaal" kon dra was die Sinode van Dordrecht 1618/19, waarop buitelandse kerke ook verteenwoordig was.[11])

Naas die Algemene of Generale is ook ingestel die Provinsiale of Partikuliere Sinodes. Dit was, volgens Bouwman, „een vergadering van onderscheidene genabuurde classen," wat bestaan het uit twee predikante en twee ouderlinge afgevaardig uit elke klassis.[12]) Die Gereformeerdes in Nederland ken nie so iets soos 'n Sinode waarop *al* die kerke van die provinsie verteenwoordig is nie. Hulle het van die begin af 'n s.g. *synodus contracta* gehad.

In Suid-Afrika ken ons geen generale Sinode nie; ons het alleen provinsiale Sinodes waarop al die gemeentes van die Kerk van die bepaalde provinsie verteenwoordig is.

„Die Sinode is saamgestel uit al die diensdoende predikante van die Ned. Ger. Kerk in Suid-Afrika en één ouderling of oudouderling wat deur elke Kerkraad gekies word. Die Kerkraad van Kaapstad kan twee ouderlinge afvaardig." [13])

In hierdie opsig is Suid-Afrika nader aan die gereformeerde praktyk as die gereformeerdes in Nederland. Bouwman verklaar uitdruklik dat „de bedoeling was dat de kerken zelve zouden vertegenwoordigd zijn in de synoden door de predikanten eener kerk en een of meer leden van den kerkeraad. Dat deze leden der synode door den kerkeraad zelf moesten worden afgevaardigd, wordt duidelijk bepaald door de synode van Poitiers." [14]) Hy gee die volgende verklaring vir die ontwikkeling van 'n *Synodus contracta*. Verafgeleë kerke kan nie altyd afgevaardigdes stuur nie, hulle was dus in 'n ongunstige posisie geplaas teenoor die nabygeleë kerke, wat daardeur 'n onbillike heerskappy verkry. So ontstaan die reël: al die kerke *moet* op die klassis verteenwoordig wees, en die klassis kies dan vier afgevaardigdes (twee predikante en twee ouderlinge) na die provinsiale sinode, wat weer op sy beurt *vier* afgevaardigdes stuur na die generale Sinode.[15])

In Suid-Afrika word al die gemeentes nie net op die Ring nie, maar ook op die sinode direk verteenwoordig deur hulle predikante en ouderling(e).

In die Kaap en O.V.S. sal ons op die Sinode 'n oorwig van predikante teenoor ouderlinge vind: elke predikant (en daar is baie gemeentes met meer as *een*) het sitting op die Sinode, maar net *een* ouderling van elke gemeente behalwe Kaapstad wat twee mag afvaardig.[16]) Die Transvaal en Natal behou die ewewig tussen clerus en leke deur te bepaal: „As 'n gemeente meer as een Predikant het, sal die Kerkraad van die gemeente die reg hê om nog een ouderling vir elke addisionele Predikant af te vaardig. Dit geld ook as een van die predikantsplekke vakant is." [17])

In Suid-Afrika wou die gedagte van 'n Synodus contracta tot dusver nog nie ingang vind nie.[18]) Dit is moontlik dat ons kerke in die nabye toekoms gedwing sal word om in die rigting te besluit aangesien die snel toenemende getal gemeentes, veral in die Kaap en Transvaal, die vergadering te groot sal maak.

Voetius het geen prinsipiële besware teen 'n synodus contracta nie. Hy verklaar dat (i) die Heilige Skrif dit nie as gebiedend voorskryf dat al die ampsdraers van die kerk op die meerdere vergadering moet verskyn nie; (ii) dit in ooreenstemming is met die praktyk in die ou kerk; (iii) dit „fakties" onmoontlik is om al die predikante op te roep, netsomin as wat al die offisiere gelyktydig opgeroep kan word vir 'n konferensie tydens 'n oorlog, en (iv) dat al die predikante op die klassikale vergadering moet verskyn.[19])

Die twee kenmerke waaraan die lede van 'n Sinodale vergadering moet voldoen, is die van *delegasie* en *amp*.

a. Delegasie: Die Sinode is 'n samekoms van gemeentes deur hulle afgevaardigdes, wat voorsien moet wees van lasbriewe uitgereik en geteken deur die Voorsitter in naam van die Kerk-

---

[8]) Hoofstuk II, hierbo.
[9]) C.f. Ned. Geloofsbelydenis, art. 27.
[10]) Conventus ominium Ecclesiarum Belgicarum. Sien H. Bouwman, a.w., II, bl. 198.
[11]) Ibid. en H. H. Kuyper, *Postacta*, bl. 95.
[12]) A.w., II, bl. 191.
[13]) K. art. 95; T. art. 168; O. art. 123; N. art. 106 (1).
[14]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 204.
[15]) H. Bouwman. C.f. *Acta* Emden 1571, c., II, 7 (Biesterveld en Kuyper, a.w., bl. 57), en Dort. 1578, art. 44 (ibid. bl. 109).
[16]) Die voorreg is vasgelê in Ord. 7 van 1843, art. 7.
[17]) T. art. 168 (b); c.f. Natal art. 106 (1).
[18]) Sien Kaap Acta III, bl. 59; XVII, bl. 59; XVIII, bl. 29; XXV, bl. 103, 104.
[19]) Voetius, P. E., IV, bl. 193, 194.

raad wat afvaardig.[20]) Voetius stel die eis vir al die afgevaardigdes.[21]) Maar by ons is dit net nodig in die geval van die ouderlinge, aangesien al die diensdoende predikante *ex officio* lede van die vergadering is. Voetius wil egter niks daarvan weet dat 'n predikant *suo jure* hulle plekke inneem nie. Dit kan maklik die skyn skep van die Roomse hiërargie, waar volgens die biskoppe hulle plekke *suo jure* op die Koncilies ingeneem het. Onder buitengewone omstandighede mag selfs nie-ampsdraers na die Sinode afgevaardig word; maar dit sal 'n baie hoë uitsondering wees.[22]) M. Bouwman verklaar dat, alhoewel dit desnoods geoorloof sal wees om 'n nie-ampsdraer af te vaardig „zoo is dit toch slechts de uitzondering die den regel bevestigt, dat de leden der Synode wel ambtsdragers zijn." [23]) M. Bouwman [24]) noem ook die name van gereformeerde teoloë Ursinus Whitakker, Polanus, Alsted en de Synopsis by C. Vitringa wat prinsipieël die moontlikheid toegee dat nie-amptelike persone deur gemeentes na die Sinode afgevaardig kan word.

b. die *amptelike* karakter van die lede is, naas die afvaardiging, 'n wesenlike kenmerk van die Sinodale vergadering. M. Bouwman wys daarop dat alhoewel Voetius op sommige plekke [25]) in sy omskrywing van die sinode geen melding maak van die amp nie, beskou hy nogtans die amp van prinsipiële betekenis. Op ander plekke [26]) praat hy weer van vergaderinge wat saamkom nie kragtens afvaardiging nie, maar kragtens hulle amp. Voetius maak onderskeid tussen die gewone afgevaardigde Sinode en 'n Sinode waarop nie net afgevaardigdes van kerkrade saamkom nie, maar gehele kerkrade self saamkom: Nihil aliud sunt (classes aut synodi) quam immediatae aggregationes et combinationes particularium ecclesiarium et synedriorum, siquidem ipsa integra conveniant; aut aggregationes et conjunctiones earundem mediatae, siquidem in certis delegatis suis et per delegatos suos conveniant, et actus ecclesiasticos exerceant.[27])

Dit is duidelik dat, indien 'n Sinode kan bestaan uit gehele kerkrade wat byeenkom, die Sinode wat bestaan uit afgevaar-

[20]) T. art. 173; c.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 59.
[21]) P. E., IV, bl. 122, 155, 178, 188, 194.
[22]) Ibid., bl. 194, 195, 198, 178.
[23]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 90.
[24]) Ibid., bl. 88, voetnoot.
[25]) P. E., IV, 182 en 124.
[26]) P. E., IV, 194, 122, 120, 145, 174, 114, 838, 854, 855.
[27]) P. E., IV, 145. Hulle (klassis en sinode) is niks anders dan die onmiddellike vergaderinge en samekomste van afsonderlike kerke en kerkrade nie as hulle inderdaad self as geheel vergader; of middellike (vergaderinge) van uitgesoektes en saamverbondenes uit dieselfde (kerke), as hulle deur middel van hulle eie afgevaardigde delegate saamkom en die kerklike handelinge verrig.



digdes van dieselfde kerkrade behalwe dat hulle afgevaardigdes is tog ook ampsdraers in daardie kerkrade sal moet wees.

Voetius maak melding van die Kerkrade-Sinode, nie omdat dit ooit in die praktyk moontlik sou wees nie, maar omdat dit teoreties die hoogste gesag is *bo* die gewone afgevaardigdes-Sinode. Dit is 'n geval van nood-kerkreg, en kan alleen ter sprake kom wanneer die gewone Sinode wanbestuur pleeg.[28]) In Nederland waar die Sinode maar 'n beperkte liggaam vorm, is die kans op wanbestuur moontlik groter as by ons in Suid-Afrika, waar al die kerkrade, al is hulle nie in hulle geheel op die Sinode teenwoordig nie, tog verteenwoordig word deur twee of meer ampsdraers wat hulle na die Sinode afgevaardig het.

Daar kan in die kerk persone wees wat in 'n amptelike betrekking tot die kerk staan, soos die professore in Teologie, Armsorg- en Sendingsekretarisse e.d.m., wat geen sitting op die Sinode het, aangesien hulle nie aan 'n gemeente verbonde is namens wie hulle afgevaardig kan word nie.

In die Roomse kerk [29]) was dit die reël dat die verteenwoordigers van die teologiese fakulteite en seminaries tot die Sinodes uitgenooi word. Die Lutherse en Gereformeerde kerke in Duitsland het dié Roomse praktyk gehandhaaf. Alhoewel dit sporadies in sommige gereformeerde kerkordeninge voorkom het dit in Nederland egter nooit die reël geword nie. Die nasionale Sinode van Dordrecht in 1578 het bepaal: „Soo de Classe ofte Synode in de plaetse daer de universiteyt is te samen komt, sullen de Professores der Theologie mede by koemen der welcker een uit den name der anderer stemme hebben sal." [30]) Hiermee is nie 'n algemene reg aan die professore toegeken nie, soos Bouwman tereg opmerk, „anders toch hadden zij hun zitting en stem moeten geven ook wanneer de synode op eene andere plaats vergaderde." [31]) Dit was net bedoel „als een blijk van welwillendheid jegens de academie, zonder dat zij hierin een beginsel wilde belichamen." [32]) Op die Generale Sinode van Dort 1618/19 is die teologiese professore as lede beskou, maar dit moet as 'n uitsondering beskou word.

Voetius beklemtoon die feit dat professore geen sitting *suo jure* op die Sinode het nie. Hy verklaar: [33]) „Ik kan niet inzien dat men

[28]) Sien P. E., IV, 174.
[29]) Sien H. Bouwman, a.w., II, bl. 205.
[30]) Art. 52 (Biesterveld en Kuyper, a.w., bl. III).
[31]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 206.
[32]) Ibid.
[33]) P. E., IV, 197. — Vertaling van H. Bouwman, a.w., II, bl. 208, „Quod immediatum jus divinum hactenus aliqua cum soliditate aut jus positivum ecclesiastico humanum sive antiquae, sive reformatae ecclesiae probatum non videam."

tot hiertoe met grond eenig onmiddellik recht van Godswege, of eenig stellig menschelijk en kerkelijk recht, hetzij van de oude, hetzij van de Gereformeerde Kerk daarvoor heeft kunnen bijbrengen."

„Aangenomen dat het ambt van den academischen godgeleerde behoort tot den heiligen of kerkelijken dienst, dan mag daarin niet worden begrepen, dat hij niet ook krachtens dat ambt zitting mag hebben in alle provinciale synoden, zonder algemeene of bijzondere kerkelijke afvaardiging, of oproeping of opname vanwege de synode." [34])

Aan die ander kant bestaan eenstemmigheid daaroor dat professore uitgenooi behoort te word om die Sinode by te woon met adviserende stem, veral waar dit gaan oor leerkwessies.[35]) Dit is die gebruik van die Gereformeerde Kerke in Nederland om hulle professore sitting te verleen met adviserende stem.[36]) Bouwman verklaar: „Het is o.i. duidelijk, dat van een recht der professoren om als lid op de synode zitting te nemen in eigenlijken zin niet kan gesproken worden. De synode is een vergadering van kerken, en wordt samengesteld door de afgevaardigden van de kerken, die namens haar handelen en beslissen. Maar wel is het in het belang der kerken, dat de hoogleeraren de synode dienen met hun advies, met hun kennis en ervaring." [37])

In Transvaal is dit die reël dat die professore van die Teologiese Fakulteit die Sinodale sittings bywoon met adviserende stem.[38])

§ 2. DIE VERGADERING VAN DIE SINODE.

1. Kworum: Geen Sinodale vergadering word wettig gekonstitueer tensy in Kaapse kerk minstens die *helfte* en in ander kerke *twee-derdes* van die getal lede, waaruit hy moet bestaan, teenwoordig is nie.

Van die getal op die presensielys vorm, vir gewone werksaamhede, een-derde 'n kworum (Tvl. & O.V.S.: *helfte*; Natal: *volstrekte meerderheid*). By die behandeling van tugsake, minstens tweederdes.[39])

2. Tyd van Samekoms. Die Sinode vergader op die tyd deur hom van tyd tot tyd vasgestel, gewoonlik in die Kaap en O.V.S.

[34]) „Concluso enim, Theologi Academici manus contineri sub ministerio sacro seu ecclesiastico; una inferri non debet, ergo vi & jure illius ministerio competit illi sessio in omnibus Synodis Provincialibus, absque generali aut speciali delegatione ecclesiastica, aut evocatione, seu assumtione synodali."

[35]) H.Bouwman, a.w., II, bl. 208.

[36]) Ibid., bl. 62, 208—209.

[37]) Ibid.

[38]) T. art. 174.

[39]) K. art. 95; T. art. 174; O. art. 127; N. art. 113.



elke vier jaar, in Transvaal elke drie of vier jaar en in Natal elke twee jaar. Van die vergadering moet minstens drie maande (Natal: *ses weke*) van te vore deur die Scriba Sinodi kennis gegee word in die Offisiële Orgaan van die Kerk. Gewoonlik word daar 'n paar weke voor die vergadering 'n algemene biddag gehou.[40])

Die Transvaalse wet bepaal dat die Sinodale Kommissie, die reg besit om weens gegronde redes die gewone vergadering van die Sinode uit te stel.

Die kerkwet van die O.V.S. bepaal dat buitengewone Vergaderinge deur die Moderatuur geroep mag word óf regstreeks op las van die Algemene Sinodale Kommissie, óf wanneer minstens 24 lede van die vorige Sinode by hierdie Kommissie, met opgaaf van redes, daarom aansoek doen.[41])

Oor die vraag hoe dikwels die Sinode moet vergader kan geen algemene reël neergelê word nie. Voetius [42]) is ten gunste van 'n jaarlikse nasionale Sinode. In die Oud-Katolieke kerk is tot in 407 ook 'n jaarlikse Sinode gehou, maar later moes om praktiese moeilikhede, hiervan afgesien word.[43]) Weens die praktiese moeilikhede van 'n jaarlikse Sinode het die Sinode van Dort 1618/19 'n drie-jaarlikse voorgeskrywe.[44]) Dieselfde reël word nog gehandhaaf deur die Ger. Kerke in Nederland en ook deur die (enkel) Ger. Kerke in Suid-Afrika.[45]) Daar bestaan sterk argumente ten gunste van 'n jaarlikse vergadering.

i. Dit sal die kerk as geheel meer eenheid gee in sy ontwikkeling en optrede.

ii. Brandende probleme verrys somtyds wat dan op daardie oomblik aktueel is, maar oor drie jaar alleen nog maar teoretiese of historiese waarde besit. Die kerk het geen ander offisiële mondstuk as sy sinode nie, en as die Sinode nie toevallig vergader in die jaar waarin die saak aktueel is nie, gaan die geleentheid vir die kerk om sy stem te laat hoor verby.

iii. Dit vermy die gevaar dat die deputate of kommissies van die Sinode te veel mag verkry gedurende die drie jaar waarin hulle in 'n menigte gevalle selfstandige beslissings moet doen en moet optree in naam van die hele kerk.

iv. In die loop van drie of vier jaar hoop daar soveel belangrike sake op, wat dan weëns die beperkte tyd van 'n Sinodale vergadering nie behoorlik bespreek en afgehandel kan word nie.

v. Aangesien die Sinode die hoogste hof van appél is, strek

[40]) K. art. 96; T. art. 171—172; O. art. 123, 124; N. arts. 110—112.

[41]) O. art. 124.

[42]) Voetius, P. E., IV, 234.

[43]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 200—201.

[44]) Acta 1618/19, art. 50. Biesterveld en Kuyper, a.w., bl. 239.

[45]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 202; Kerkorde Ger. Gem. in S.A., art. 50.

dit soms tot nadeel van die kerk en die partye wat betrokke mag wees by 'n saak wat om afhandeling tot die volgende sinode moet wag.

Prakties is dit vir die drie groot kerke (Kaap, O.V.S. en Transvaal) onmoontlik om jaarliks te vergader. Die kerk kan dit eenvoudig nie bekostig om 300—400 afgevaardigdes jaarliks teen 'n uitgaaf van £ 6000—£ 12000 aan 'n Sinodale sitting te laat deelneem nie. Die kerk moet noodgedwonge bevoegdhede aan sy kommissies en veral aan sy Sinodale kommissie verleen om sake intussen af te handel. Aangesien ons Sinodale Kommissies, soos ons later sal sien, uit feitlik netsoveel lede bestaan, en netso verteenwoordigend van die verskillende Ringe is, as die Nederlandse Gereformeerde particuliere Sinodes, kan die N.G. Kerke in Suid-Afrika hulle heeltemal gelukkig ag met Sinodale Kommissies wat jaarliks of selfs tweemaal per jaar en 'n algemene Sinode wat elke drie of vier jaar vergader.

3. Opening van die Sinode en verkiesing van ampdraers. Die opening geskied volgens die bepalings van die reglement van Orde.[46]) Die aftredende moderator wys die sitplekke aan volgens ouderdom van die gemeentes; ontvang die geloofsbriewe, stel die presensielys op en verklaar die vergadering vir wettig gekonstitueer.

Hierna vind plaas die verkiesing van Moderatuur in plek van die aftredende Moderatuur, d.w.s. Moderator, Assessor, Scriba en Actuarius.

Volgens die Kaap en Vrystaatse bepalinge [47]) is die Scriba en Actuarius permanente amptenare, wat nadat hulle eenmaal gekies is in diens bly tot by hulle „dood, bedanking of ontsetting." [48])

In die Transvaalse en Natalse Kerk moet al die ampsdraers van die Sinode by elke sitting gekies word. Die Transvaalse en Natalse praktyk is in ooreenstemming met die Algemene Gereformeerde beginsel. Die Sinode is nie 'n permanente bestuurskollegie, soos bv. die kerkraad nie. Die Sinode is 'n *vergadering* van afgevaardigdes van kerkade wat bymekaar kom om te beraadslaag, te besluit en by die uitgang van die vergadering bepaalde opdragte aan bepaalde persone en kommissies te gee om namens die vergadering uit te voer. Die Sinode se bevoegdheid om opdragte te gee strek nie verder as tot by die volgende vergadering nie.[49]) Ons kom hierop terug by die behandeling van die Kommissies van die Sinode.

---

[46]) Sien Hoofstuk III.
[47]) C.f. Reglement 5, 6 & 7 (Kaap, bl. 121—124) en O.V.S. Regl. 9, 10, bl. 108—9).
[48]) Ibid.
[49]) C.f. Eybers, *Kerkinrigting*, bl. 126.



Dr Eybers is selfs besorgd oor die feit dat ons kerkordeninge bepaal dat die Voorsitter of moderator se bevoegdheid duur van die een vergadering tot die volgende.[50]) Die Kerkorde van Dort het bepaal: „Het ampt van den Praeses is, voor te stellen ende te verclaren t'ghene te verhandelen is, toe te sien dat een yghelijck zijn Ordre houde int' spreken: Den Knibbelachtighen ende die te heftigh zijn int spreken, te bevelen datse swijghen. Ende over deselve geen ghehoor ghevende, de behoorlijcke Censure te laten gaen. *Voort sal zijn Ampt uytgaen wanneer de t'samen-komste scheydet.*" [51])

Dit is heeltemal begryplik dat die gereformeerde kerke in 1618 hierdie laaste sin bygevoeg het, aangesien hulle so pas aan die Roomse hiërargie ontsnap het en angsvallig alles wou vermy wat maar enigsins die skyn van 'n nuwe biskoplike stelsel kon dra.[52]) Hulle was bevrees dat indien die deur eers weer oopgemaak word vir permanente ampsdraers beklee met duursame waardigheid, dit in Roomse rigting sou kon ontwikkel. Onder ons kerkinrigting is dié gevaar uitgesluit. Die Roomse Pous of Hoogkerklike Biskop mag misbruik maak van sy posisie omdat hy nie aan die kerklike vergadering verantwoording verskuldig is nie. Die posisie is heeltemal anders solank as die demokratiese ideë van voorsitterskap geld. Hy is geen verteenwoordiger van Christus op aarde soos die Pous nie, maar hy is die Voorsitter van 'n vergadering gekies deur die lede, en verantwoording verskuldig aan die lede. Wanneer die vergadering uiteengaan, eindig die moderator se amptelike waardigheid, maar hy behou die karakter van 'n deputaat van die vergadering. Aan hom, in sy hoedanigheid as Voorsitter van die afgelope vergadering, word sekere opdragte gegee wat hy moet uitvoer, nie kragtens sy amp as moderator nie, maar kragtens sy opdrag as gedeputeerde van die vergadering.

Die feit dat die Voorsitter van die laaste Sinodale vergadering, na die verdadiging van die Sinode, in die populêre spraakgebruik, nog „Moderator van die Kerk" genoem word, is kerkregtelik sekerlik nie suiwer nie, maar veel kwaad kan dit ook nie stig nie. Juis omdat die Sinode só min vergader, voel die algemene kerklike publiek die behoefte om in die tyd wat tussen die vergaderings verloop, na iemand op te sien as die sigbare simbool van die eenheid van hulle kerk — nie dat hulle so'n persoon om daardie rede met die onsigbare Hoof, Christus Jesus, verwar of vereenselwig nie.

Tensy dit 'n persoon is, wat uitstaande gawes van leierskap besit, sal dieselfde persoon in die reël nie meer as een of twee

---

[50]) Eybers, *Kerkinrigting*, bl. 124—129.
[51]) Art. 35, Biesterveld en Kuyper, a.w., bl. 285 — kursivering deur my.
[52]) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 90.

keer tot moderator verkies word nie. Bowendien is dit die standpunt van die gereformeerdes om sover as moontlik dieselfde persoon nie meer as een op eenvolgende keer te kies nie, tensy besondere omstandighede dit wenslik maak.[53])

Die Voorsitter, Assessor, Actuarius en Scriba, vorm saam die moderatuur, wat sorg vir die reëling van die vergadering, die ondertekening van die notule van elke sitting. Na die sitting ageer hulle as 'n kommissie met die volgende opdragte:

i. Hulle onderteken elke nuwe uitgawe van die wette en bepalings van die kerk;

ii. Hulle skryf na eis van omstandighede dank en biddae uit en

iii. hulle besit die reg om „ in naam van die kerk te handel in dringende gevalle waarin sake onverwags voorkom wat van groot belang vir die kerk is en wat sonder tydverlies beslis moet word voordat die gevoele van die Sinodale Kommissie daaroor kan ingewin word; met die verstande dat hy aan die Sinode of Sinodale Kommissie vir sy handelinge verantwoordelik sal wees en terstond sy besluite in die Offisiële Orgaan van die Kerk bekend moet maak." [54])

Die Moderator mag nooit outokraties optree nie, maar altyd in oorleg met die Moderatuur.

4. Kennisgewing van Voorstelle en Rapporte.

„Voorstelle aan die Sinodale vergadering word opgestuur deur die Algemene Sinodale Kommissie, Ringe, Kerkrade, Predikante, Ouderlinge na die Sinode afgevaardig, quaestors van fondse, en permanente kommissies van die Sinode. Dog geen voorstelle, behalwe in besonder dringende gevalle, word aangeneem tensy hulle minstens twee maande tevore aan die Scriba Synodi gestuur is nie, en die Scriba Synodi is verplig om ses weke voor die vergadering gehou word, 'n opgaaf van al die beskrywingspunte aan elke Kerkraad te laat toekom." [55])

Verder mag lidmate van die kerk wat nie onder sensuur staan nie hulle by wyse van versoekskrifte tot die Sinode wend.

Hierby voeg die Transvaalse Kerk: „Beskrywingspunte wat te doen het met verandering of vernietiging van die grondslae, waarop die N.H. of G. Kerk van Suid-Afrika gebou is en wat neergelê is in die Kommissie-rapporte van 1882—1885 moet minstens ses maande voor die sitting van die Sinode by die Scriba ingedien en, vir oorweging deur die verskillende Kerkrade, onmiddellik daarna in die Offisiële Orgaan van die Kerk gepubliseer word." [56])

[53]) Cf. H. Bouwman, a.w., II, bl. 90—91; F. Rutgers, *Kerk. Ad.*, I, bl. 291—296.
[54]) K. art. 109; T. art. 182, 183; O. art. 128; N. art. 129.
[55]) K. art. 105; T. art. 176; O. art. 131; N. art. 117.
[56]) T. art. 176 (2).



Die grondslae, waarna hier verwys word, is vervat in Bylae I tot die kerkwet en sluit in

i. Die leer van die Kerk soos vervat in art. I van die Kerkwet;

ii. die legitimasie van Evangeliedienare soos vervat in Arts. 11—19 en 21—23;

iii. die Ondertekeningsformulier soos vervat in art. 14;

iv. spesiale bepalings i.v.m. die Sending, t.w.:

a. Die kerk beskou dit as sy dure plig om die ryk van die Verlosser te bevorder, ook deur middel van die Sendingwerk onder die Heidene;

b. Die Kerk laat geen gelykstelling tussen blankes en gekleurdes toe nie; en

c. 'n blanke geordende Sendeling wat nie die status van Predikant het nie, sal met goedkeuring van die Kerkraad van die gemeente mag preek en die sakramente bedien;

v. Enige verandering aan die bepalings i.v.m die uitoefening van tug; en

vi. verandering aan die beginsel dat die Verenigde Kerk in die uitoefening van die Openbare Erediens hom hou aan Liturgiese Skrifte en Formuliere wat tans in gebruik is by die Hollandse Kerke in Suid-Afrika, en die kerk verlang dat die stukke nie minder nie maar, as dit moontlik is, nog meer stip in ooreenstemming met die Heilige en dierbare Woord van God sal toegepas word."

'n Dergelike bepaling i.v.m. die vergadering van grondslae ontbreek in die geval van die Kaapse Kerk omdat sy Sinode nie die grondslae soos vasgelê in Ordonnansie 7 van 1843 mag wysig nie. Daartoe sal 'n parlementêre wet nodig wees.[57])

Behalwe voorstelle moet die verslae van al die permanente kommissies van die Sinode ses weke (O.V.S.: twee maande; Natal: een maand) voor die opening van die Sinode in hande van die Scriba wees en tot die kennis van die verskillende kerkrade gebring word.[58])

Dit word aan die Vergadering gelaat om te besluit of verlof verleen sal word om laatingekome stukke in behandeling te neem.[59])

Die kommissie van Orde van die Sinode stel aan die Sinode 'n skema van werksaamhede en die volgorde, waarin die sake op die Agenda behandel moet word, voor. Die verdere prosedure geskied volgens die bepalings van die Reglement van Orde, soos bespreek in hoofstuk III. Aan die begin van die sitting word 'n aantal tydelike kommissies aangestel, om met die werksaamhede behulpsaam te wees.

[57]) C.f. Hoofstuk II.
[58]) K. art. 106; T. art. 179; O. art. 131; N. art. 116.
[59]) K. ibid.; T. art. 177; O. art. 131.

§ 3. DIE WERKSAAMHEDE VAN DIE SINODE.

In die Kaapse Kerk word dit as volg omskrywe: „Die Sinode is belas met die sorg vir die belange van die Ned. Ger. Kerk in Suid-Afrika in die algemeen en in die besonder met die sorg van alles wat die openbare godsdiens en die kerklike instellings betref.

„Hy ontwerp, verander, vermeerder, en verbeter kerklike wette en verordenings, wat egter eers regsgeldig is nadat hulle deur die Moderatuur onderteken is. Hierdie wette en verordenings is bindend vir die hele kerk, en daarvan kan alleen deur die Sinode dispensasie verleen word of suspensie geskied.

„Die besluite of beslissings (uitsprake) van die Sinode in laaste ressort, met betrekking tot sake wat deur mindere kerkbesture behandel is, en in geval van beroep voor hom gebring, is beslissend.'' [60])

Die taak van die Sinode is dus:

a. *Wetgewend* insoverre dit belas is met die vasstelling van (i) die belydenis van die Kerk; en (ii) die wette en bepalinge vir die regering van die Kerk;

b. *Uitvoerend* insoverre dit moet sorg vir al die verskillende belange van die kerk, insoverre dit nie deur kerkrade en Ringe gedoen word of kan word nie;

c. *Regsprekend* insoverre dit moet sorg vir die handhawing van die belydenis sowel as van die wette en bepalinge van die kerk.

Dit is wat Voetius noem die potestas dogmatica, regiminis et jurisdictionis.[61])

Ons bespreek in hierdie hoofstuk die wetgewende en uitvoerende taak van die Sinode. In hoofstuk VII behandel ons omvang van die Sinode se bevoegdheid t.o.v. leer, regeer en tug om in hoofstuk VIII in besonderhede te tree i.v.m. die *uitoefening* van die tug en opsig deur die Sinode en die ander kerklike regerende liggame.

## A. Die Sinode as wetgewende Liggaam.

Ons bespreek vervolgens:

### I. *Die Vasstelling van die Belydenis.*

Voetius beskou die leermag as die belangrikste bevoegdheid van die Sinode.[62]) Hy beveel aan dat sake wat die leer raak eerste behandel moet word.[63])

[60]) K. art. 103, 104, 105; c.f. T. art. 167 & 170; O. art. 121; N. arts. 107—109.
[61]) P. E., I, 117, d.i. die *leer, regeer- en tugmag:* c.f. I, 118; I, 119—121; IV, 224 en 842.
[62]) P. E., IV, 204.
[63]) P. E., IV, 210.



Dr. H. Bouwman verklaar: „In de belijdenis spreekt de kerk uit, wat zij als waarheid Gods uit de H. Schrift heeft gegrepen.'' [64]) En verder: „De belijdenis is met de kerk ontstaan. De kerk heeft van den beginne beleden. Zij is een vergadering van geloovigen, en het leven des geloofs kan niet verborgen blijven.'' [65]) Die kerk is geroepe om te bely: „wat God haar geeft te belijden. Zij spreekt uit wat God haar objektief in Zijn Woord openbaart, en hetgeen subjektief haar geloofseigendom geworden is. Zij is geroepen zich op de openbaring Gods, die zij door het geloof aangenomen heeft, te bezinnen, en die in haar eigen taal te belijden voor de menschen.'' [66])

Die opstelling van 'n belydenis is noodsaaklik:

i. as uitdrukking van die geloof van die Kerk;

ii. om teenoor die wêreld en die lastering van teëstanders tot eer van God openbare getuienis af te lê van die suiwere godsdiens;

iii. as onderskeidingsteken van die suiwerheid van geloof teenoor kettery;

iv. as uitdrukking van die eenheid van geloof tussen kerke met dieselfde belydenis; en

v. as 'n middel om die ware geloof te propageer en aan die nageslag oor te lewer.

Hierdie noodsaaklike werk is die eerste en hoogste verantwoordelikheid van die Algemene Kerkvergadering.

Watter gesag het die belydenis deur die Sinode vasgestel in die kerk?

Die Gereformeerdes is dit daaroor eens dat die hoogste en absolute gesag in die kerk toe kom aan die Heilige Skrif. Die Heilige Skrif is die hoogste, en daarnaas die Belydenis omdat dit 'n uitdrukking is van die waarhede daarvan. „Wat nu de kerk in haar belijdenis doet is niet, naast de Goddelijke Openbaring in de Schrift een nieuwe geloofswaarheid stellen, maar met volkomen erkenning van de Autoriteit der H. Schrift samenvatten in een bepaalde orde wat de H. Schrift leert aangaande onderscheiden stukken der leer.'' [67])

„Gezag heeft dus wel de belijdenis, maar niet naast of boven de H. Schrift, maar omdat zij weergeeft wat in die H. Schrift geleerd wordt.'' [68])

Die belydenis kan nie daarop aanspraak maak om „de absoluut juiste uitdrukking des geloofs te zijn.'' [69]) Wetenskaplike onder-

[64]) H. Bouwman, a.w., I., bl. 328.
[65]) Ibid., II, bl. 555.
[66]) Ibid., bl. 556.
[67]) H. Bouwman, *Kerkrecht*, I, bl. 564.
[68]) Ibid.
[69]) Ibid.

soek na die waarhede van Gods Woord, hersiening van die Belydenis, beter formulering van die waarhede daarin vervat, revisering van bestaande opvattings, ens., is die taak van die hoogste kerklike vergadering.

Alhoewel die Belydenis nooit sonder meer as volmaak aangeneem kan word nie, en dit derhalwe steeds onderhewig bly aan die korrektief van die beginsels van Gods Woord, besit die Belydenis nogtans 'n bindende gesag. Bouwman verklaar: „de belijdenis bezit een geestelijk en kerkrechtelik gezag. Niet alleen kerkrechtelijk als accoord van kerkelijke gemeenschap en samenleving, maar ook en bovenal een geestelijk gezag, omdat de confessie is de uitdrukking van het geloof." [70])

Die Belydenisskrifte vorm soos die Transvaalse Kerkwet dit uitdruk, die grondslag van die Kerk.[71])

Dit word ook uitdruklik bepaal in die eerste artikel van die Gefedereerde Kerke se wetboeke:

„Die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika grond hom op die Heilige Skrif, die Woord van God. Die leer wat hy in ooreenstemming met daardie Woord bely, is *uitgedruk* in sy Belydenisskrifte, die Formuliere van Enigheid — te wete die Nederlandse Geloofsbelydenis, die Heidelbergse Kategismus en die Dortse Leerreëls, wat aangeneem is deur die Sinode van die Gereformeerde Kerke gehou te Dordrecht in die jare 1618 en 1619." [72])

As daar iets in hierdie grondslag verander moet word, is die Sinodale Vergadering die enigste bevoegde liggaam om dit langs die kerkregtelik voorgeskrewe weg, te doen. Maar nou vind ons dat die Sinode van die Kaapse Kerk nie daardie reg besit nie, omdat hulle gebonde is deur Art. 6 van Ord. 7/1843 wat as volg lui: „And be it enacted that the said Dutch reformed church shall be and remain a church exercising its discipline and government by consistories, presbyteries, and a general assembly or synod and acknowledging, receiving, and professing in regard to the doctrine thereof the doctrines contained in the confession of the Synod of Dort and in the Heidelberg catechism; [73]) and if any questions or divisions respecting church government discipline, or doctrine should hereafter arise between any members or reputed members of the said church or of any congregation,

[70]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 564.

[71]) C.f. T. art. 176 (2).

[72]) K. art. 1; T. art. 1; O. art. 1; N. art. 1 — almal dieselfde.

[73]) Die belydenisskrifte wat hier fouttief weergegee is, is deur die wysigingswet van 1898 as volg gekorrigeer: „die leerstellings vervat in die Belydenisskrifte en Formuliere van Enigheid, naamlik, die Nederlandse Geloofsbelydenis (Confessio Belgica), die Heidelbergse Kategismus en die Dortse Leerreëls, goedgekeur en bekragtig deur die Sinode van Dordrecht in die jare 1618 en 1619"



consistory, presbytery, or general assembly of the same then those persons adhering to and professing respectively the said discipline and government and the doctrines of the said confession and catechism shall be deemed and taken as against all persons who shall adhere to and profess any different discipline, government, or doctrines to be the true congregation, consistory, presbytery, or general assembly as the case may be of the said church, and as such of right entitled to the possession and enjoyment of any funds, endowments, or other property or rights by law belonging to the said church or to the congregation, consistory, presbytery, or general assembly in which any such questions or divisions shall have arisen." [74])

Die Kaapse kerk mag dus solank as wat ordonnansie 7/1843, soos gewysig, op die wetboek staan geen veranderig in hulle grondslag aanbring nie. Die posisie is duidelik gestel deur 'n Sinodale besluit van 1928: [75])

„a. Dat die N.G. Kerk in Suid-Afrika 'n konfessionele Kerk is, en as sodanig geroep is op grond van haar Belydenisskrifte, wat sy aanneem as ooreenstemmende met Gods Woord, en op grond van die Ordonnansie van 1843, geamendeer in 1898, tot die handhawing van haar leer soos vervat in die Belydenisskrifte.

„b. *Dat alleen die Sinode bevoeg is om 'n nadere omskrywing te gee van haar Belydenisskrifte, met dien verstande dat sodanige omskrywing n i e in stryd is met enige artikel van die Belydenisskrifte.*

„c. *'n Nuwe formulering van die Kerkleer wat in enig opsig mag afwyk van die Belydenisskrifte, kan alleen plaasvind met goedkeuring van die afsonderlike gemeentes wat tot die Kerk behoor, en deur parlementêre wetgewing."* (Kursivering deur my c.f. ook *Kerksaak*, bl. 24).

Die Sinode het die reg om 'n *nadere omskrywing* van sy belydenisskrifte te gee, mits dit behoorlik volgens kerklike prosedure geskied. Indien die Sinode so'n verklaring, nadere omskrywing of interpretasie sou gee, dan rus die onus om te bewys dat die verklaring, nadere omskrywing of interpretasie nie binne die Belydenis val nie, maar 'n *wysiging* daarvan is, op die lidmaat of lidmate wat ontevrede is.[76])

Die ander drie kerke besit o.i. die reg nie slegs tot verklaring nie, maar ook tot *wysiging* [77]) van hulle grondslag. Behoorlike

[74]) Statute Law of the Cape of Good Hope (Cape Town, 1862), bl. 611.

[75]) Acta XXVI (1928), bl. 276, 247.

[76]) Sien die Kerksaak, Prof. J. du Plessis v.s. Sien N. G. Kerk in S. Afrika, bl. 205 en bl. 24.

[77]) Voetius, P. E., IV, 21—23, erken ook die reg tot wysiging, maar dit behoort nie sonder ernstige redes te geskied nie.

voorsiening behoort daarby gemaak te word vir die beskerming van die eiendomme teen die aansprake van ontevrede minderhede.[78])

*Die Ondertekening van die Belydenis.* Vanaf die vroegste dae van die Reformasie is die behoefte gevoel aan die ondertekening van die Belydenis. Die Sinode van Emden 1571 het reeds bepaal in art. 2: „Om die eendrachtigheydt in de Leere tusschen de Nederlandtsche Kercken te bewijsen, heeft het den Broederen goet ghedocht de belijdinghe des Gheloofs der Nederlandtsche Kercken te onderschrijven, insgelijc so oock de belijdinghe der Kercken in Vrankrijk te onderteeckenen, om daer mede hare verbindinghe ende eenigheyt met der selver Francoischen Kercken te betuygen, seeckerlijck vertrouwende, dat de Dienaren der selver Francoischen Kercken, oock op hare zijde de belijdenisse des Gheloofs der Nederlandtscher Kercken, tot ghetuyghenisse der onderlingher eendrachtigheyt, onderschrijven sullen." [79])

Die Sinode van 's-Gavenhage het selfs 'n strafbepaling bygevoeg: „Die Dienaers des woerts, item de Professoors inde Theologien, het welke ook den anderen professoren wel betaempt, sullen de belydenisse des gheloofs der nederlantscher kerken onderteekenen, ende de Dienaars, die sulx sullen refuseren, sullen de facto van haren dienst byden kerkenraet oft de Classe opgeschort wordden, ter tijd toe sij haer daer inne gheheelijken verclaert sullen hebben. Ende indien sij obstinatelijck in weijgeringhe blijven, sullen van haren dienst gheheelijken affghesteldt worden." [80])

Oorspronklik was daar geen algemene formulier nie. Die oudste ondertekeningsformulier is afkomstig van die klassis van Alkmaar, 21 Sept. 1608,[81]) wat die model geword het vir latere ondertekeningsformuliere. Die Sinode van Dort (1618/19) het as volg besluit: „Is goedgevonden te ontwerpen een naauwkeurig formulier van ondertekening van die Belijdenis, den Catechismus en de Verklaring der Nationale Synode, waarmede alle kerkedienaren hunne overeenstemming in de rechzinnige leer klaarlyk betuigen, en de uitvluchten van sommigen, waarmede zy de kerken plegen te bedriegen, verhoed worden." [82])

Hierdie formulier, wat die model is ook van die formuliere deur die Gefedereerde Kerke gebruik,[83]) gee ons volledig weer:

[78]) Sien Hoofstuk IX, Die Kerk in die Privaatreg.
[79]) Biesterveld en Kuyper, a.w., bl. 35.
[80]) Biesterveld en Kuyper, bl. 205.
[81]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 570.
[82]) Acta Sin. v. Dort, 162 sitting, bl. 939. Kuyper, Post-Acta, bl. 166, 150.
[83]) C.f. K. art. 163; T. Hoofs. VIII, vorm 6; O. art. 10; N. vorm 7 en vorige hoofstuk.



„Wij ondergeschreven dienaren des Godtlycken Woorts, resorteerende onder de Classe van N.H. verclaren oprechtelick in goeder conscientie voor den Heere, met dese onse onderteeckeninge, dat wij van herten ghevoelen ende geloven, dat alle de articulen ende stucken der leere in dese Confessie ende Catechismo der gereformeerde Nederlantsche kercken begrepen, midtsgaders de verclaringe over eenige poincten der voorss. leere inden Nationalen Sijnode ao. 1619 tot Dordrecht ghestelt, in alles met Godts woort over een comen. Beloven derhalven dat wij de voorss. leere neerstelick zullen leeren, ende getrouwelyck voorstaan, sonder yet teghen deselve t' sij opentlick ofte int' bysonder, t' sij directelick ofte indirectelick, te leeren ofte schrijven: Gelijck oock dat wij niet alleen alle dwalinghen daer teghen strijdende, ende namentlick die inden voors. Synodo gecondemneert zijn, verwerpen, maar oock zullen tegenstaen, wederleggen, ende helpen weeren. Ende indien het zoude moghen gebeuren, dat wij na desen enich bedencken ofte ghevoelen teghen de voorss. leere, ofte eenich poinct derselver zouden moghen crijgen, beloven wij, dat wij t' selve noch opentlick noch heijmelick zullen voorstellen, drijven, predijcken, ofte schrijven; maer dat wij t' selve alvoren den kerckenraet, Classi ende Sijnode zullen openbaren, om vande selve geexamineert te worden, bereijt zijnde het oordeel derselver altijt ghewillichlick ons te onderwerpen; op pene dat wij hijer teghen doende *ipso facto* van onsen dienst zullen zijn gesuspendeert. Ende indien t'enighen tijde de kerckenraet, Classis, ofte Sijnodus om ghewichtighe oorsaecken van nadencken zouden mogen goetvinden, tot behoudinghe vande enicheijt ende suijverheyt inde leere, van ons te vereijschen onse naerder gevoelen ende verclaringhe, zoo beloven wij ook midts desen, dat wij daer toe tot allen tijden bereijt ende willich zijn zullen op pene als boven, behoudens t'recht van appel in Casu van beswaernisse, geduerende welcken tijt van appel, wij ons naer de uijtspraeck ende Ordre des Sijnodi provincialis zullen reguleeren." [84])

Ons het reeds in die vorige hoofstuk aangetoon hoe die formulier deur die leraars van die N.G. Kerke onderteken moet word. Die algemene bepalings van bogaande formulier dra ook die goedkeuring weg van die kanonikus, Voetius. Hy verklaar dat die Dienare van die Woord, die konfessie moet onderteken; [85]) dat hulle ten opsigte van die dogmata, wat opgeneem is in die drie formuliere van enigheid geen libertas prophetandi mag beoefen nie; [86]) en dat hulle hulle besware moet voorlê aan die verskillende liggame, wat daaroor moet oordeel „is dubia et consideratio-

[84]) Biesterveld en Kuyper, a.w., bl. 269—270; H. Bouwman, a.w., bl. 574.
[85]) Voetius, P. E., IV, 25.
[86]) Ibid., IV, 689.

nes suas potius facultatibus theologicis, synedriis classibus, synodis proponat, quam prophetando divulget." [87])

'n Ander vraag wat in die verband ontstaan is in hoeverre 'n predikant wat die Belydenis onderteken het, gebonde is aan die *wysigings* wat later aangebring word, of aan die nadere verklaring wat deur die Sinode aan sekere artikels gegee word?

Volgens die algemene bepaling vir 'n wettige ooreenkoms is dit duidelik dat die predikant hom deur sy handtekening verbind het aan die Belydenis in *sy teenswoordige vorm.*

1. Indien daar later *veranderinge* aangebring word, dan is dit nie meer die oorspronklike belydenis wat hy onderteken het nie, en hy sal dus opnuut die formulier moet onderteken voordat hy gebonde gehou kan word aan die nuwe bepalinge. As hy lid was van die vergadering waarop die veranderinge aangebring is, sal die feit dat hy toegestem het tot, of berus het in die veranderinge, as prima facie bewys aangeneem kan word dat hy hom onderwerp aan die Belydenis in sy gewysigde vorm. As bewys dat hy hom *nie* daaraan onderwerp het nie, sal b.v. dien die feit dat hy sy naam teen die besluit laat aanteken het.[88]) As hy nie lid van die vergadering was nie, b.v. in die geval van teologiese professore, sal 'n nuwe ondertekening van hulle geëis moet word.

2. Indien die Sinode slegs 'n nadere verduideliking of interpretasie van 'n artikel gee, word dit nie as 'n *wysiging* beskou nie. Die ondertekenaars bly dus gebonde, en die onus rus op hulle om, in geval van ontevredenheid, aan te toon dat die bepaalde *verklaring*, inderdaad 'n wysiging bevat.

3. Indien 'n persoon besware mag hê teen die Belydenis in sy bestaande vorm, en hy lê dit aan die Sinode voor maar die Sinode sou sy besware van die hand wys, bly hy gebonde aan die besluit van die Sinode, omdat hy in die ondertekeningsformulier belowe het om hom aan die uitsprake van die Sinode te onderwerp.

## II. Die Kerkordening:

Die Sinode „ontwerp, verander, vermeerder, en verbeter kerklike wette en verordenings." [89]) Voetius noem dit „leges scriptae ad communem directionem regiminis ecclesiastici authoritate synodali constitutae." [90])

Naas die belydenis, waarin die kerk uitspreek, „wat zij als waarheid Gods uit de Heilige Schrift heeft begrepen," [91]) stel die

[87]) Voetius, P. E., IV, 683; c.f. M. Bouwman, V.O.S., bl. 252 v.v.
[88]) C.f. K. Regl. Orde (20); T. Regl. IV (19); O. art. 86 (25); N. Regl. I, 28.
[89]) K. art. 103; T. art. 170; O. art. 121; N. art. 109.
[90]) P. E., I, 254 „Geskrewe reëls vir die Algemene bestuur van die kerk saamgestel op gesag van die Sinode."
[91]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 325.



Kerk ook bepalinge op „met het oog op de goede orde en het welzijn der Kerk." [92])

Die verhouding tussen die Belydenis en die Kerkordening word as volg opgevat:

„De belijdenis is dus eene korte samenvatting van wat de H. Schrift omtrent de hoofdwaarheden leert. Om die reden moet de belijdenis in alle deelen gegrond zijn op Gods Woord en mag zij niets anders bevatten dan wat de kerk als gedachte Gods in zijn Woord heeft gevonden. Hoewel de belijdenisschriften menschenwerk zijn, en nimmer boven de H. Schrift of zelfs met haar gelijk gesteld mogen worden, zoodat elk artikel moet vallen, indien het in strijd blijkt met den geopenbaarden wil des Heeren.

Omdat nu de kerk haar recht ontleent aan het woord van Christus en zij naar Gods Woord een eigen leven bezit, dat zich uitspreekt in hare belijdenis en kerkinrichting, volgt hieruit, dat het kerkrecht zich baseert op dogmatischen grondslag. Zoo min het schriftuurlijk beginsel als de dogmatische grondslag mag worden prijsgegeven." [93])

Om die redes moet die „gebouw van de orde en het recht der kerk opgetrokken worden op den bodem der Confessie. Dat wil niet zeggen, dat bij de uitwerking van het kerkrecht niet steeds op de H. Schrift moet worden teruggegrepen. Integendeel dit moet bij elk punt geschieden. Maar dit neemt volstrekt niet weg, dat het kerkrecht zich steeds moet aansluiten aan de historische ontwikkeling der leer, en dat op de basis van het dogma der Kerk de rechtsbeginselen, die in de kerk gelden en gelden moeten, worden ontwikkeld." [94])

Die Belydenis is die menslike formulering van die geopenbaarde waarhede van Gods Woord; die Kerkordening die praktiese reëls ontleen aan die algemene beginsels wat in Gods Woord te vind is vir die regering van die Kerk. Bouwman beskryf dit as volg: „Het karakter van de Kerkordening is dus, dat zij de regelen aangeeft, welke op grond van het Woord Gods, in overeenstemming met de belijdenis der kerk, voor de goede orde in de kerk noodig zijn." [95])

Die bevoegdheid om 'n kerkorde op te stel berus by die kerk self. Elke kerkraad het 'n bevoegdheid om „huishoudelike bepalinge" te maak; maar die meerdere vergadering het die roeping om 'n algemene orde te ontwerp en vas te stel, wat kragtens die kerkverband al die gemeentes wat in die Sinode verenig is, bind.[96])

[92]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 325.
[93]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 325—326.
[94]) Ibid.
[95]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 327.
[96]) K. art. 50; T. art. 78; O. art. 92 (13); N. art. 70; c.f. H. Bouwman, a.w., I, bl. 326.

Die grense van die bevoegdheid van die meerdere vergadering teenoor die mindere bespreek ons in die volgende hoofstukke.

Die Gereformeerde kanonisie erken die reg om die Kerkordening te wysig. „Een kerkordening is dan ook geen onveranderlijke regel. Dezelfde kerken die haar hebben vastgesteld, kunnen haar ook wijzigen, indien de noodzakelijkheid hiervan mocht blijken. De kerkordening is een menschelijke en geen Goddelijke wet." [97]) So oordeel ook Voetius en Calvyn. Die kerkorde kan bepalinge bevat waarvan die inhoud nie direk op die Heilige Skrif berus nie. Dit noem Voetius die Adiaphora d.w.s. van nie-essensiële belang.[98])

Voetius onderskei Canones in: 1. Canones de substantialibus, universalibus, generalibus, en 2. canones de circumstantialibus, accidentalibus, particularibus, mutabilibus, peristaticis, ambulatoribus.[99])

Voetius se opvatting i.v.m. die Substansiële gedeeltes van die kerkordening kan ons as volg opsom:

a. (i) Dit is uit Gods Woord afgelei en stem met die. Heilige Skrif ooreen: „Canones de Universalibus & substantialibus regiminis ex Verbo Dei educti sunt & consequenter cum eo conveniunt." [100]) (ii) Hulle bevat die substansiële elemente van die kerkregering en is deur Gods Woord voorgeskrywe „verbo Dei praescripta." [101]) (iii) Die aanvaarding en onderhouding daarvan is op grond van positiewe goddelike reg verpligtend. „Quod de omnibus cononibus intelligendum exceptis qui continent substantialia & perpetua regiminis ecclesiastici Verbo Dei definita, & jure divino positivo directé & immediaté ad receptionem & observationem nos obligantia." [102])

b. Die kanones bind die gewete nie formeel qua kerklike vasgestelde kanones nie, maar *materieel* omdat hulle *inhoud* (net soos in die geval van die Belydenisskrifte) met die H. Skrif in ooreenstemming is en die onderhouding daarvan 'n plig „ex vi Scripturae seu praecepti divini." [103])

c. Hierdie substansiële gedeeltes is bindend omdat hulle nie

[97]) H. Bouwman, a.w., I, bl. 326.

[98]) P.E., IV, 780, M. Bouwman, V.O.S., bl. 256.

[99]) P.E., I, 257, 292, 293; IV, 137, 165, 221, 222.

[100]) P. E., 1, 293, Resp. I: Voorskrifte aangaande die universalia en substantialia van kerkregering is ontleen aan Gods Woord en gevolglik stem dit daarmee ooreen.

[101]) P. E., I, 269.

[102]) P. E., I, 287; Dit moet verstaan word van al die voorskrifte behalwe die wat die substantialia en perpetua van kerkregering bevat, en wat vasgestel is deur Gods Woord en deur die positief goddelike reg direk en onmiddellik tot aanvaarding en onderhouding daarvan verplig.

[103]) P. E., I, 264, Resp. op Prob. III: Kragtens die Skrif en goddelike voorskrif.



alleen te vinde is in die kerkorde nie maar ook in die belydenis.[104])

d. Dit kom dus daarop neer dat die gesag van hierdie gedeeltes dieselfde is as die van die belydenis, en dat die wysiging daarvan 'n ooreenstemmende wysiging van die Belydenis noodsaaklik maak. Besware teen die substansiële gedeeltes en voorstelle tot verandering daarvan moet op dieselfde wyse behandel word as voorstelle tot wysiging van die belydenis.[105])

e. Tot die substantialia behoort:
  i. Bepalings omtrent kerklike ampte.
  ii. Die presbiteriale regeringsvorm.
  iii. Die kerklike verkiesing en beroeping.
  iv. Die tug en die ban.
  v. Die Sacramente: Doop en Avondmaal. [106])
  vi. Die presbiteriale regeringsvorm.[107])

Naas die substansiële gedeeltes van die Kerkorde noem Voetius die *circumstantialia*.

„Ferunt etiam leges seu constitiones, canones circa particulares ordines & modos aliaque circumstantialia agendorum sacrorum & excercendi regiminis ac disciplinae ecclesiasticae; ad quorum omnium juri divino & naturali non repugnantium receptionem & observationem, mediaté, indirecté per consequentiam conscientiae subditorum obligantur." [108])

Vir die circumstantialia word die *negatiewe* eis gestel dat hulle nie in stryd met die Woord van God of met die natuurlike regsbesef [109]) moet wees nie. Hulle bind ook nie die gewete absoluut nie, maar op grond van die feit dat hulle voorskrifte is van wettige ampsdraers van die kerk wat dit op konstitutionele wyse daar gestel het, in die Naam van God, vir die welsyn van die Kerk waaroor hulle regeer. Dit is dieselfde gehoorsaamheid wat ook geeis word deur die Staat vir sy wette en bepalinge wat opgestel is deur die regeerders van die land in belang van die land.[110])

[104]) C.f. N. G. B., Artt. 27—32; Heid. Kat. vr. 54, 83, 85, 103; P. E., IV, 771, I, 287 en 292.

[105]) P. E., IV, 221 qu IV; c.f. M. Bouwman, V.O.S., bl. 257.

[106]) P. E., I, 293 resp. I concl. .... „Sunt autem illa, de diversis gradibus seu ordinibus ministrorum, de presbyteriali regimine, de censuris & excommunicatione, de ritibus Baptisme & coenae".

[107]) C.f. ook P. E., III, 854, 855 (V); N.G.B., § 32. H. H. Kuyper, *De Heraut*, no. 2984—2985.

[108]) P. E., IV, 797: Hulle maak ook wette en verordenings, voorskrifte aangaande die besondere rangordes en gebruike en ander circumstantialia van die bediening van die sakramente en van die uitoefening van kerkregering sowel as kerklike tug; tot aanvaarding en onderhouding van almal waarvan, wat nie in stryd is met die goddelike en natuurlike reg, die gewetens van die onderhoriges middellik, indirek, sekondêr verplig word.

[109]) C.f. Inleiding i.v.m. *regsbesef* van die ewolusionistiese skool.

[110]) C.f. Voetius, P. E., IV, 792 c; VI, Q IV.

Dit spreek vanself dat die *circumstantialia* vir wysiging vatbaar is;[111]) maar dit is ook nie altyd nodig om hierdie bepalinge i.v.m. middelmatige dinge streng volgens die letter te onderhou nie. Voetius verklaar dat alle wanorde (ataxia) in die kerk moet weerstaan word, maar afwyking van sekere bepalinge van die Kerkorde kan ook soms die korrekte prosedure wees (eutuxia).[112])

Voetius onderskei drie soorte *circumstantialia*:

a. Canones wat bepaal watter dinge positief onderhou moet word met die oog op die hoogs moontlike stigting en goeie orde van die gemeente: „sive quid positivi secundum circumstantias ad maximam aedificationem et eutaxiam observandum." [113]) Dit sou egter moontlik wees om dispensasie hiervan te verleen: „alia ordinantur, non exclusa tamen omni exceptione; si quidem classis aut synedrium ita consultum judicaverit." [114])

b. Canones wat die karakter dra van Sinodale advies: „sive quid deliberative aliquid observandum aut non observandum suaserint." [115]) Dit word aan die oordeel van die kerkraad oorgelaat om na die eis van omstandighede daaraan uitvoering te gee of nie.

Sulke bepalings sal by ons gewoonlik nie in die wette en bepalings van die kerk opgeneem word nie, maar in die *besluite register* van die Sinode. Tog vind ons in die Kaapse wetboek 'n derglike advies onder Art. 89 (2): „By die stigting van nuwe gemeentes word dit aan die betrokke kerkrade dringend aanbeveel om, nadat hulle hul van die toestemming van die moedergemeentes verseker het, en waar die omstandighede dit mag eis, uit die gemeentelike goedere of fondse van die moedergemeente 'n donasie aan die nuut-gestigte gemeente toe te ken."

c. Daar is *Canones,* wat nie behoort onderhou te word nie, maar wat in gegewe gevalle tog by wyse van toleransie of toestemming in berus moet word omdat daardeur in die bepaalde omstandighede 'n groter kwaad vermy kan word. „Nonnuli sunt canones tolerantiae & necessitatis; de illis scil., quae ecclesia ἕκγαϱ ἄεκοντι δυηϱ admittere cogitur ob vim majorem, & magnam inde Ecclesiae concussionem aut libertatis suae subtractionem, si non totalem dissipationem praeveniendam, aut avertendam." [116])

---

[111]) Voetius, P. E., I, 255, 287; IV, 137.

[112]) Voetius, P. E., I, 272c X.

[113]) Ibid, IV, 223.

[114]) P. E., IV, 223: Ander dinge word bepaal waarvan egter elke afwyking nie uitgesluit is nie, as maar die Ring of Kerkraad dit raadsaam geoordeel het. (By ons mag alleen die Sinode dispensasie van 'n wetlike bepaling verleen; c.f. K. art. 103; T. art. 170; O. art. 121; N. art. 109.)

[115]) P. E., I, 123, .... of wat hulle uitdruklik gemeen dat dit of in ag of nie in ag geneem moet word nie.

[116]) P. E., I, 287: Daar is sommige voorskrifte van dulding en noodsaaklikheid; omtrent dié sake naamlik wat die Kerk teen sy wil gedwing word om toe te laat weens oormag en die gevolglike groot skudding van die Kerk of inkorting van sy vryheid, indien nie totale uitwissing daarvan nie, wat voorkom en afgewend moet word.



Sulke bepalinge was b.v. in Voetius se tyd, die reg van sitting wat die magistraat op die Kerkraad gehad het, en die patronaatsreg.[117]) Dit stem ooreen met derglike bepalinge wat voor 1843 ook in die N.G. Kerk aan die Kaap gegeld het, b.v. die Kommissarisse Politiek, die patronaatsreg van die goewerneur en later die Koning, ens.[118])

Ons besluit hierdie oorsig met 'n opmerking van Dr. H. Bouwman: „Voor den welstand der Kerk is het dan ook noodig, dat in de algemeene Kerkenordening slechts weinig bepaald en omschreven worde, opdat het leven niet door formalisme worde gehinderd en Gods Woord zijn beslag op de harten niet verlieze." [119])

*Ondertekening van die Kerkordening.*

Is die Dienaars van die Woord verplig om die Kerkorde te onderteken op dieselfde wyse as wat hulle verplig is om die belydenis te onderskryf?

Voetius erken wel die gebondenheid van die ampsdraers aan die Kerkordening, maar dit het vir hom nie dieselfde gesag as die belydenisskrifte nie. Hy oordeel dat dit nie essensieel is om die Kerkorde ook te onderteken nie.[120])

Hierin wyk hy af van die ou praktyk. In die acta van die particuliere Sinodes kom herhaaldelik die eis om ondertekening van die kerkorde voor.[121]) M. Bouwman verklaar dit as volg:

1. Voetius het waarskynlik besef dat daar 'n gevaar skuil in die eis om ondertekening van die Kerkorde. Daar mag verkeerde en selfs onskrifturlike bepalinge in voorkom. Deur ondertekening verbind jy jou dan tot handhawing van die goeie sowel as die slegte artikels.

2. Buitendien is so'n maatreël onnodig: „wijl de substantialia der K.O. toch reeds in de belijdenisschriften opgenomen zijn en de ambtsdrager door onderteekening hiervan zich reeds verplicht heeft ze te onderhouden, terwijl de circumstalia toch niet altijd streng gehandhaafd behoeven te worden." [122])

Dit is na ons meen ook die opvatting in ons N.G. Kerke in Suid-Afrika. 'n Uitsondering vorm die Kerk van Natal wat die volgende bepaal het: „Geen predikant sal, behalwe met adviserende stem,

---

[117]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 265.

[118]) Sien Hoofstuk II.

[119]) *Kerkrecht,* I, bl. 327.

[120]) P. E., I, 264; I, 286—288.

[121]) Reitzema en v. Veen, Acta IV, bl. 1, 3, 5, 10, 15, 16, 20, 106, 338.

[122]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 260.

op die Sinode sitting neem nie, tensy hy vooraf in 'n boek, deur die Actuarius vir die doel aangehou, die volgende skriftelike verklaring onderteken het:

Ek N.N., Predikant van die Ned. Geref. Kerk van Natal, tans gevestig op P.P., verklaar hierby dat ek my onderwerp aan die wette en bepalings wat deur die Sinode van gemelde Kerk gemaak is of nog gemaak mag word." [123])

## B. Die Uitvoerende mag van die Sinode

Aangesien die Sinode nie 'n liggaam is wat gedurig in sitting is, soos permanente bestuurskollege nie, word die uitvoering van sy besluite en die algemene behartiging van sy verpligtinge opgedra aan indiwidue (deputate) of groepe van persone (kommissies) wat vir die behartiging van die afsonderlike werksaamhede aangestel word.

Besit 'n Sinodale vergadering die bevoegdheid om permanente kommissies te benoem, ofskoon dit self nie 'n permanente liggaam is nie? Die Gereformeerdes in Nederland, en ook nog in Suid-Afrika, keur die aanstelling van kommissies af. Hulle wil niks weet van iets wat die skyn van 'n permanente bestuurskollege kan aanneem nie. Hulle gebruik deurgaans liefs die woord „deputaat". Dit mag, volgens Dr. A. Kuyper, „wel gecommiteerden", wees, „maar nooit anders dan met bepaalde lastgeving, dus nooit een kommissie die als een soort kollegie zou beraden en besluiten, maar losse gecommiteerden die den last der classis uitvoeren zonder meer." [124]) Die beswaar is dus teen die „beraden en besluiten". Hulle moet net *uitvoerend* optree volgens die opdrag van die Sinode. Dit sou dus vir sulke „losse gecommiteerden" nie moontlik wees om in 'n vergadering saam te kom met die oog op bespreking van die mees geskikte wyse waarop uitvoering gegee moet word aan hulle opdrag nie, hulle is gebind om sonder enige raadpleging, bespreking of besluite uitvoering te gee aan hulle taak! Indien die Sinode dit aan 'n aantal deputate sou opdra om oor te gaan tot die oprigting van sê 'n teologiese kweekskool, sal die opdrag moet wees in die vorm van lywige memorandum, wat in die vergadering opgestel is, waarin die skema tot in sy fynste besonderhede uitgewerk is. Al wat die deputate te doen staan is om met masjienale presiesheid uitvoering te gee aan die opdragte; indien daar hakplekke ontstaan of dit noodsaaklik word om af te wyk van die memorandum, mag hulle nie daaroor beraadslaag nie, maar die uitvoering van die bepaalde punt of punte laat

[123]) Art. 115.
[124]) A. Kuyper: *Tractaat van de Reformatie der Kerken,* bl. 79.



staan tot die volgende Sinodale vergadering oor drie jaar op die saak kan ingaan en verder opdrag gee!

Nog 'n voorbeeld: As die arbeid van die Kerk, b.v. op 'n nedersetting, in die publieke pers aangeval word, mag die Armsorgkommissie nie beraadslaag en besluit oor 'n antwoord omdat hulle geen opdrag daartoe van die Sinode ontvang het nie!

Dr. A. Kuyper sit sy standpunt ten opsigte van die Sinodale vergadering en sy deputate as volg uiteen: „Ze komen en ze gaan, zonder eenige Synodale Commissie of eenig Synodaal moderamen achter te laten, en worden telkenmale saamgeroepen door een kerk of classis die daartoe opdracht ontving; benoemen dan hun moderamen en ontslaan het, als ze uiteengaan; gecommiteerden worden belast met de uitvoering der besluiten, mits voor een bepaalde zaak en met bepaald mandaat; en deze gecommiteerden doen dan eerst verslag als de Synode opnieuw saâmkomt." [125])

Dr. F. Rutgers skrywe omtrent die deputate as volg: „Zij worden benoemd, om *uit te voeren* wat Kerkeraad of Classe of Synode *reeds besloten* heeft, met verantwoording over de uitvoering aan hun lastgevers; of om de te nemen beslissing *voor te bereiden;* of om adviseerend, vermanend enz. te werken mits zonder macht tot *handelen* maar zij mogen nooit doen wat des kerkeraads, of de Classe of der Synode zelve is; en dit mag hun dan ook niet worden opgedragen; tenzij dan in het eene geval, dat er iets minder belangrijks te doen is, 't welk eene Synode niet zou *kunnen* doen zonder *veel* bezwaar. Maar dit laatste is dan hooge uitzondering, enkel voor Synoden te maken." [126])

Die vrees by die gereformeerdes is dat met die benoeming van deputate „daarmede *in beginsel* weer een „classicaal bestuur" wordt ingevoerd." [127])

Dit is nuttig om die opvattings van Voetius oor kerklike deputate na te gaan. Voetius [128]) stel die vraag: „of de afgevaardigden of (gelijk men ze nu in Nederland noemt) — de deputaten der Synoden, of de Synodale deputaten, de voorstelling en den indruk geven, dat zij een soort van kathedraal en metropolitaansch college zijn en daarvan het recht hebben; en of hunne macht en hun opzicht inderdaad bisschoppelijk, of ten minste het naast daaraan verwant is; en of hunne samenkomsten welke zij herhaaldelijk houden als het ware Kathedrale en hoogste kappittelen of kerkelijke consistoriën zijn?" [129])

Voordat ons die antwoord van Voetius behandel mag ons

[125]) A. Kuyper, *Tractaat van de Reformatie der kerken,* bl. 79.
[126]) F. Rutgers, K. A., I, bl. 54.
[127]) Ibid.
[128]) P. E., I, bl. 110, v.v.
[129]) Vertaling van F. Rutgers, K. A., I, bl. 313.

daarop wys dat die wyse waarop die vraag gestel is, reeds aantoon dat Voetius geen beswaar het nie teen „hunne samenkomsten welke zij herhaaldelijk houden."

Voetius se antwoord is omslagtig.

Dit is onnodig om dit in sy geheel hier te herhaal.[130]) In hoofsaak kom dit hierop neer:

1. „Dat het collegie van die deputaten niet is een afzonderlijk en blijvend kerkelijk collegie, toegerust met gewone kerkelijke macht, hetzij des bestuurs, hetzij der rechtspraak. Want onze Kerkenordeningen erkennen geene colleges dan deze vier: den kerkeraad, de Classe, de Particuliere of Provinciale Synode en de Nationale Synode."

2. „Zij hebben en oefenen derhalve geene macht boven en over de Classen, de parochiale of plaatselijke kerken of hare kerkeraden; ja zelfs niet over eenen enkelen predikant, ouderling of gemeentelid; tenzij zij door eene bijzondere, buitengewone en uitdrukkelijke opdracht der Synode een mandaat hebben, om ergens eene Synodale uitspraak bekend te maken aan te dringen en uit te voeren of ook (wat zeer zelden gebeurt) om met Synodale macht in een bijzonder geval in eene bijzondere moeielijkheid (van welke eenige omstandigheden na het houden der Synode op de plaats zelve moeten onderzocht worden) de uitspraak vast te stellen. En dan worden meestal eenige andere personen uit de Synode of uit de naburige Classen aan de deputaten toegevoegd. Ja ook soms worden geheel andere personen voor deze zaak afgevaardigd. Maar zoodanige Synodale macht wordt zeer zelden, gelijk ik gezegd heb, en met groote moeite toegestaan, en niet dan in het uiterste geval van noodzakelijkheid, als de zaak gedurende de zitting der Synode niet kon worden afgedaan, en toch geen uitstel duldt."

3. „Zoodanige opdracht, hun gegeven, geeft hun geene macht, ja zelfs geen schaduw van macht over andere kerken of personen of kerkelijke zaken; en evenmin kan men in die zaken bij hem in hooger beroep komen; zij kunnen daarin, naar gelang van omstandigheden of op aanvrage, broederlijke raadgevingen verschaffen en voorloopig als scheidsrechters iets tot raad in het midden brengen; maar behalve dat niets."

Nadat Voetius nog 'n aantal negatieve kenmerke behandel het, vervolg hy: [131])

„'Wat doen zij dan wél?' zal men vragen. Ik antwoord, niets anders dan dat zij nadat de Synode gehouden is, hare Handelingen nalezen, en daaruit de opdrachten, die hun mochten gegeven zijn,

[130]) Vir volledige vertaling sien F. Rutgers, K. A., I, bl. 313—319.
[131]) P. E., I, bl. 112.



aanteekenen, om die getrouwelijk uit te voeren, daar zij toch rekenschap zullen geven op de eerstvolgende Synode."

As die Sinodale deputate, aldus Voetius, as 'n nuwe of besondere graad van kerklike diens beskou word, kan dieselfde beskuldiging ingebring word „dat wij ambten hadden van tuchtoefenaar, afhouden van Sacrament of dienst, actuarius, visitator, bevestiger (die iemand in den dienst bevestigt), ziekentrooster, Classikale Quaestor" — ens —, „Want tot deze en dergelijke werkzaamheden en zaken worden gewoonlijk een Dienaar of worden eenige Dienaren door den kerkeraad, de Classe, of de Synode, naar dat de zaak is, gedurig bepaaldelijk afgevaardigd."

Op 'n ander plek [132]) word die vraag gestel: „Of dan alle kerkelijke afvaardiging, deputatie en commissie [133]) onwettig en gevaarlijk is?" Waarop hy antwoord: „Geenszins; mits worde in acht genomen: 1. dat het, in geval van noodzakelijkheid en volgens onderlinge overeenkomst of om der wille van de profijtelijkheid, eeniglijk geschiede om een bepaalde zaak te verrichten of uit te voeren, niet om door vervreemding en overdracht in het bezit te stellen van het recht zelf, en van de macht zelve, die de kerken hebben; 2. dat het geschiede voor deze of gene bijzondere en voorbijgaande handeling of uitvoering, niet voor allerlei zaken naar believen, of wel in het algemeen voor alles; 3. dat, indien het geschiedt voor een gansche groep van handelingen van dezelfde soort en orde, b.v. voor de examens van candidaten tot den H. Dienst (van waar de Naam van Examinatoren gekomen is), of voor de kerkvisitatie (vanwaar de naam Visitatoren gekomen is), of voor de aankondiging van censuur of van hare opheffing (van waar vroeger de naam van Biechtvader gekomen is) zulks alleen geschiede voor een bepaalden tijd." [134])

Voetius gee die volgende omskrywing van deputate: „Deputaten of afgevaardigden zijn diegenen, die gekozen worden, om een bepaalde kerkelijke zaak of aangelegenheid, of wel bepaalde zaken of aangelegenheden, uit naam der geheele vergadering uit te richten." [135])

Ons kan die aard en bevoegdhede van deputate, volgens die Gereformeerde kanonisie as volg opsom:

1. „Aangezien, kerkeraden en Classen en Synoden niet dag aan dag kunnen samenkomen, en ook bovendien telkens besluiten nemen, welke de vergadering zelve collectief niet kan uitvoeren, hebben de kerken die samenkomen, natuurlijk telkens deputaten

[132]) P. E., I, bl. 224.
[133]) Let op die gebruik van die Woord „commissie" hier.
[134]) Vertaling van Dr. F. Rutgers, K. A., I, bl. 319—320.
[135]) P. E., III, bl. 527. Vertaling van F. Rutgers, K. A., I, bl. 321; c.f. H. Bouwman, K. R., II, bl. 216.

noodig, om ten haren behoeve of uit haren naam iets te verrichten; [136])

2. „dat dienovereenkomstig deputaten slechts benoemd werden voor werkzaamheden, die de vergadering als zoodanig niet kan doen; en dan enkel om hetgeen door haarzelve besloten was uit te voeren, met verantwoording aan de committeerende kerken; en voorts wel met de macht om te adviseeren, te vermanen, te waarschuwen, enz., maar niet met de macht om zelfstandig te handelen." [137])

3. Die *bevoegdheid* van die deputate word bepaal deur die aard en omvang van hulle opdrag: „Deputaten zijn dus afgevaardigden met een bepaalde opdracht. Zij worden benoemd door een kerkelijke vergadering, die in zich zelf geen macht bezitten, maar gebonden zijn aan de opdracht, hun verleend, en zijn daarom ook verantwoording schuldig aan de vergadering die hen heeft benoemd. Al zijn de leden der vergadering een vergadering van lasthebbers, die bij het uiteengaan niet meer bestaat, uit kracht van het kerkverband en naar de orde der kerken komt op den bestemden tijd weder eene vergadering der kerkelijke afgevaardigden, en de deputaten zijn gehouden aan deze rapport uit te brengen, waarmee hun mandaat is geëindigd, tenzij zij in bijzondere gevallen voor een langeren tijd zijn benoemd. De autoriteit, om deputaten te benoemen en het werk dezer afgevaardigden te beoordeelen, berust uitsluitend bij de saamgekomen kerken." [138])

4. „De *duur* van den dienst der deputaten is in 't algemeen van de vergadering, die benoemt, tot de volgende samenkomst." [139])

5. Die bevoegdheid van die deputate word ook bepaal deur die bevoegdheid van die deputerende vergadering. „Bij de bepaling van de macht der deputaten behoort naauwkeurig gelet op de grenzen der bevoegdheid zoowel van de synode, die zendt, als van deputaten, die gezonden worden. Elke synode kan alleen beslissen in de zaken, die volgens de kerkenordening tot haar gebied behooren. En hieruit volgt dat zij aan hare deputaten geen bevoegdheden schenken kan, welke haar zelven niet toekomen. *Maar tevens kan de synode niet al hare macht die zij als kerkelijke vergadering bezit, overdragen op hare deputaten.*" [140])

6. „In zeer bijzondere en spoedeischende gevallen kunnen deputaten de classen of kerken te hulp komen, maar dan toch alleen in dien zin wanneer zij daartoe geroepen worden door de vergadering, die raad of steun behoeft. 'Maar dan toch' — zooals

[136]) F. Rutgers, K. A., I, bl. 310.
[137]) Ibid., bl. 331; c.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 226.
[138]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 217.
[139]) Ibid., bl. 219, 230; c.f. F. Rutgers, K. A., I, bl. 310.
[140]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 228—229. Kursivering deur my.



Voetius zegt — 'alleen door raadgeving', en (om het zoo eens uit te drukken) door tusschenspraak en door aanteekening van verzet; om het dreigend gevaar, de zeer ernstige beroering of misschien wel verwoesting der Kerken en de algeheele schending der orde te voorkomen of althans zoolang tegen te houden, totdat de Synode of classe kon worden samengeroepen." [141])

7. Alhoewel in die voorgaande 'n sekere reg van selfstandige optrede aan die deputate gegee word, mag hulle egter nie in die uitoefening daarvan dwingend optree nie. „Wanneer echter de kerken of classen niet luisteren en zich niet willen voegen naar den raad van synodale deputaten, dan kunnen deze niet eigenmachtig optreden, maar wel dringend raden en vermanen, en zoo noodig zich wenden tot de synodale of roepende kerk, met verzoek eene buitengewone Synode samen te roepen." [142])

8. By dit alles moet egter steeds gewaak word dat die deputate nie optree as 'n afsonderlike bestuur, of selfs die skyn verwek dat hulle so'n aparte bestuur vorm naas die wettige kerklike liggame nie, en daarom moet selfs die woord *kommissie* vermy word. Dr. H. Bouwman probeer om op die volgende wyse aan die gevaarlike woord *kommissie* te ontkom: „De afgevaardigden eener Synode, met een bepaalde opdracht of zending belast, werden in den regel gedeputeerden, deputaten of gecommitteerden genoemd. In Overijssel noemde men hen „volmachten". In de Christelijke Gereformeerde kerk in Nederland en ook in N. Amerika [143]) gebruikte men het woord 'commissie', maar in vorige eeuwen kon hiervan geen sprake zijn, omdat het woord Commissie bijna uitsluitend gebruikt werd voor: opdracht, last. Deputaten *waren* toen geen commissie maar *kregen* een commissie. Thans evenwel beteekent het woord Commissie ook 'eenige personen aan wie van overheidswege door eene vergadering, door een bestuur een bepaalde opdracht wordt gegeven'. Het woord deputaten of gedeputeerdes is echter daarom aan te bevelen boven het woord commissie, omdat de aldus benoemde personen in zich zelf een eenheid vormen, en op hun terrein een zelfstandigheid en vrijheid van handelen bezitten, terwijl het woord deputaten zeer juist aanduidt de personen, die afgevaardigd zijn om een bepaalde opdracht ten uitvoer te brengen." [144])

Ongeveer dieselfde redenering vind ons by Dr. H. C. Rutgers: „Waar nu in ieder geval ook zelfs de schijn moet vermeden worden als zouden deputaten eene kerkelijke vergadering zijn naast kerkeraden, classen en synoden, is het het beste hun geen

[141]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 227.
[142]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 228.
[143]) En hy mag bygevoeg het: ook in die N. G. kerke in Suid-Afrika.
[144]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 215.

naam te geven die de gedachte zou kunnen doen opkomen. Hierom komt het mij voor dat het beter is om een meervoudig woord te gebruiken." [145])

Ons moet eerlik erken dat ons die gewig van hierdie argumente nie voel nie!

Laat ons die kommissies van die N.G Kerke in Suid-Afrika toets aan bogaande vereistes wat gestel word vir kerklike deputate: As voorbeeld neem ons die Algemene Sinodale Kommissie wat „deur die Sinode tydens elke gewone vergadering uit sy eie lede benoem," [146]) word. Die bevoegdhede van hierdie kommissie word noukeurig omskrywe n.l.

a. „Die uitvoering van alles wat deur die Sinode aan hom toevertrou is." [147]) Dit is geheel in ooreenstemming met die omskrywing van Voetius dat die deputate „nadat de Synode gehouden is, hare Handelingen nalezen, en daaruit de opdrachten, die hun mochten gegeven zijn aanteekenen om die getrouwelijk uit te voeren." [148])

Dit spreek vanself dat dit opdragte sal wees om sake te verrig „die de vergadering als zoodanig niet kon doen".[149])

b. Verder word aan die Kommissie opgedra: „Die waak vir die nakoming en toepassing van die kerklike wette en besluite." [150]) Dit is 'n algemene opdrag wat net in die Kaap en Natal se wetboeke te vind is. Dit mag geïnterpreteer word as die verlening van die mag om selfstandig in eie naam op te tree. Maar in werklikheid is dit niks meer nie as die bevoegdheid wat beide Dr. Bouwman en Voetius [151]) aan die deputate toeken om in „zeer bijzondere en spoedeischende gevallen" 'n klasses of kerk te hulp te kom, om 'n „dreigend gevaar" of „verwoesting der kerken" af te wend, of altans teen te hou totdat 'n buitengewone sinodale vergadering geroep kan word. Dit spreek vanself dat so'n *dreigende gevaar* alleen ontstaan waar die kerklike wette en besluite nie nagekom word nie. Hierdie opdrag sluit dus nou aan by die volgende.

c. „Om sake wat spoed eis en wat tot die bevoegdheid van die Sinode behoort in behandeling te neem met inagneming van die Kerklike Wette en bepalings. Die Sinodale Kommissie het egter nie die reg om kerklike Wette en Bepalings te suspendeer of

[145]) H. C. Rutgers, *Kerkelijke Deputaten*, bl. 25—26 soos aangehaal deur Dr. Eybers, *Kerkinrigting*, bl. 30.
[146]) K. art. 115
[147]) K. art. 122 (a); T. art. 190 (1); O. art. 140, 4a; N. art. 133 (a).
[148]) P. E., I, bl. 112. Sien hierbo.
[149]) F. Rutgers, K. A., bl. 310. Sien hierbo.
[150]) K. art. 122 (b) en (h); N. art. 133 (b).
[151]) Sien supra.



om daarvan dispensasie te gee nie, behalwe in die *een* geval wat betref die ouderdom of dienstyd van ouderlinge en Diakens." [152])

Dit is heeltemal in ooreenstemming met die bevoegdhede hierbo behandel. Dit is ook in ooreenstemming met die beginsel deur Bouwman geformuleer dat „de Synode niet al hare macht die zij als kerkelijke vergadering bezit zal overdragen op hare deputaten." [153]) Die Sinode mag dus aan sy kommissie die bevoegdheid verleen om in spoedeisende gevalle selfstandig op te tree, mits dit geskied volgens kerklike wette en bepalinge. Die Sinode self is die enigste liggaam wat die bevoegdheid besit om sy eie wette verby te gaan, mits die aard van die saak dit vereis.[154])

d. „Die provisionele beslissing in sake van kerklike tug in appèl, van kerklike geskille en sake van bloot administratiewe aard in eerste instansie of in appèl voor hom gebring. En sy beslissing sal geldig wees en van krag bly solank dit nie deur die Sinode vernietig, tersyde gesit, of gewysig is nie." [155])

Dit skyn asof hier 'n bevoegdheid aan die Sinodale Kommissie verleen word, wat hom die reg gee om selfstandig op te tree en beslissinge te neem oor sake wat by die Sinode self tuis hoort. Maar prinsipieël is daar geen verskil tussen die bevoegdheid om 'n voorlopige provisionele uitspraak te gee wat geen finale bindende krag het voordat dit deur die Sinode bekragtig is nie en die bevoegdheid wat Voetius aan deputate toeken om in sake van hoër beroep „naar gelang van omstandigheden of op aanvrage, broederlijke raadgevingen verschaffen en voorloopig als scheidsrechters iets tot raad in het midden brengen, maar behalve dat niets." [156]) Die *voorlopige* skeidsregters van Voetius en die *provisionele beslissing* van ons wette en bepalinge kom prakties op presies dieselfde neer.

e. Verder het die Sinodale Kommissie sekere administratiewe pligte wat hy in opdrag van die Sinode moet uitvoer, soos die vulling van vakatures wat op kommissies, deur die Sinode benoem, mag ontstaan, of ander vakatures soos van saakgelastigde, algemene sekretarisse vir Sending en Armsorg, Spesiale Evangelieprediker, Argivaris, ens. [157])

f. Die Kommissie moet 'n buitengewone Sinodale vergadering byeen roep wanneer die belange van die kerk in die algemeen, of sake van groot gewig in die besonder, dit vereis.[158]) Dit alles

[152]) K. art. 122 (c); T. art. 190 (2); O. art. 140, 4 (b); N. art. 133 (c).
[153]) A.w., bl. 229. Sien hierbo.
[154]) K. art. 103; T. art. 170; N. art. 109; O. art. 121.
[155]) K. art. 122 (d); T. art. 190 (3); O. art. 140, 4 (c); N. art. 133 (d).
[156]) P. E., I, bl. 112. Sien hierbo.
[157]) K. art. 122 (e) & Regl. 59; T. art. 190 (4); O. art. 140, 4 (d); N. art. 133(e).
[158]) K. art. 122 (f); T. art. 190 (6); O. art. 140, 4g; N. art. 133 (g).

is volkome in ooreenstemming met die uiteensetting hierbo.[159])

Ons vind selfs nog 'n verdere veiligheidsmaatreël in die bepaling dat die Sinodale Kommissie na elke vergadering verslag van sy verrigtinge in die offisiële Orgaan van die kerk moet doen, sodat die hele kerk gereëld op hoogte is van wat sy deputate of kommissie in sy naam verrig. Behalwe dit het die werksaamhede van die Kommissie geen bindende regsgevolge nie voordat dit finaal deur die Sinode self bekragtig is nie. Hierdie laaste het natuurlik alleen betrekking op handelinge van die Sinodale Kommissie waartoe hy nie 'n spesifieke opdrag ontvang het nie. Alle handelinge wat verrig word in uitvoering van 'n spesifieke opdrag, het onmiddellik by die uitvoering volle regskrag en gevolge, alhoewel die Kommissie ook van hierdie handelinge rapport aan die Sinode moet doen.

Om te beslis in hoeverre die handelinge van die Sinodale Kommissie of 'n ander kommissie van die Sinode regsgevolge, veral wat betref die privaatreg het, moet die reëls van verteenwoordiging toegepas word.

Die Sinodale Kommissie, en ander kommissies van ons Sinodes, het as gevolg van die wydvertakte en ingewikkelde organisasie van ons kerk met sy veelvuldige belangrike werksaamhede 'n onontbeerlike noodsaaklikheid geword. In die praktyk werk die sisteem uitstekend en, tot in die teenswoordige tyd, sonder die gevaar van 'n nuwe kerklike hiërargie. Die Sinode vergader eens in die drie of vier jaar, maar ondertussen gaan die belangrike werk, wat die versamelde gemeentes gemeenskaplik onderneem, voort onder die leiding van die verskillende kommissies. Die kommissies, wat intiem kennis maak met die bepaalde probleme i.v.m. hulle opdragte het die geleentheid om na rustige en grondige ondersoek en oorweging hulle aanbevelings by wyse van rapporte aan die Sinode voor te lê, wat dan beter instaat is om in die beperkte tyd tot hulle beskikking daaroor te oordeel en nuwe opdragte aan die nuutverkose kommissies te gee. Hierdie reg om sake vir die Sinode voor te berei, sodat die Sinode daaroor kan oordeel, word erken deur die Gereformeerde kanonisi.[160])

*Wie is op kommissies verkiesbaar?* Ons kan ons ten volle vereenselwig met die algemene gereformeerde standpunt, wat ook in ons kerke gevolg word en deur Dr. H. Bouwman[161]) as volg gestel word: „Het spreekt vanzelf, dat voor dezen kerkelijken arbeid alleen personen verkozen behooren te worden, die in kerkelijke zaken bijzondere geschiktheid en ervaring bezitten, en

[159]) Sien oor die Kommissies vs. deputate en die goeie reg van die Sinodale Kommissie ook die bespreking van Dr. Eybers in *Kerkinrigting*, bl. 129 e.v.

[160]) C.f. Rutgers, K. A., I, bl. 54, 259.

[161]) *Kerkrecht*, a.w., II, bl. 217; c.f. Voetius, P. E., III, bl. 528.



die door hun karakter, leeftijd en kennis geschikt zijn om vertrouwen te wekken. In den regel worden daarvoor predikanten en ouderlingen benoemd, omdat zij, ervaren in de leer en de regeering der kerk, de aangewezen mannen zijn, maar in bijzondere gevallen kunnen ook niet ambtsdragers, letterkundigen, rechtsgeleerden of practisch begaafde mannen worden benoemd, omdat mag worden verwacht, dat zij van wege hun positie of bekwaamheid het meest geschikt zijn om een opdracht recht uit te voeren. De kerken moeten hiervoor dan ook geen bindende bepaling maken, daar een vaststaande regeling het leven al te zeer bindt, en de kerken vrij moeten zijn in haar keur om de meest geschikte personen voor een bepaalde opdracht te benoemen."

Oor die wyse waarop kommissies van die Sinode verkies word, sien reglement van orde, soos behandel in hoofstuk III.

In die N.G. Kerke word die volgende permanente Sinodale Kommissies op elke gewone vergadering benoem:

1. *Kommissie van Revisie.* Aan hulle word opgedra om alle voorstelle wat wetshersiening beoog vroegtydig in behandeling te neem en advies daaroor aan die Sinode te gee.[162])

2. *Kommissie van Orde*, aan wie dit opgedra word om aanbevelings te doen omtrent die orde waarin sake deur die Sinode in behandeling geneem sal word, watter sake eers na tydelike kommissies verwys moet word, en in die algemeen alles wat kan dien om die werksaamhede van die vergadering te bespoedig.[163])

3. *Regskommissie*, wat deur die Sinode benoem word en wat die kerkbesture, waar hulle dit verlang, moet dien met voorligting en raad in geval van een of ander saak wat moontlik kan lei tot 'n regsgeding voor die burgerlike hof.[164])

4. *Armsorgkommissie*, om die belange van ons veragterde geloofsgenote te behartig, insluitende die arbeid langs die spoorweë.[165])

5. *Kommissie vir Opvoeding en Onderwys*, die pligte waarvan deur die Kaapse artikel as volg omskrywe word:

„a. Om die belange van die onderwys in die algemeen te behartig en, in verband hiermee, die Kerk by die regering te verteenwoordig.

b. Om die opleiding van bekwame en godvrugtige onderwysers aan te moedig en te bevorder.

c. Om die Staat van die onderwys onder die aandag van die Sinode te bring.

[162]) K. art. 107; T. art. 196; O. art. 142; N. art. 135 (ii).

[163]) K. art. 108; T. art. 195; O. art. 141; N. art. 135 (iii).

[164]) K. art. 111; T. art. 197; O. art. 148; N. art. 135.

[165]) K. art. 343—354; T. art. 203, 256—257; O. art. 143; N. art. 148.

d. Om die verslae en statistiese opgawes noukeurig te oorweeg en na bevind van sake te handel." [166])

6. *Sondagskoolkommissie*, wat die behartiging en bevordering van sondagskool sake wat die kerk as geheel raak, moet bevorder.[167])

7. Kommissie vir die *bearbeiding van die Studerende Jeug.*[168])

8. *Kommissie vir waaksaamheid* teen, en die bestryding van, maatskaplike euwels.[169])

9. *Kommissie vir Spesiale Evangelieprediking* of Evangelisasie, om op uitnodiging van gemeentes evangelisasiewerk te bevorder.[170])

10. *Kerkkantoorkommissie* wat toesig hou oor die administrasie van die algemene kerkkantoor en oor die eiendomme en fondse van die kerk as geheel.[171])

11. *Sendingkommissie*, wat die Sendingarbeid wat deur die Sinode in naam van die kerk as geheel gedoen word, te behartig.[172])

12. *Kommissie vir Bybelverspreiding en Kolportasie.*[173])

13. Behalwe bogenoemde Komissies het elke Sinode nog besondere belange, eie aan sy kerk, waarvoor Kommissies aangestel word.

So b.v. het die Kaapse kerk nog 'n kommissie vir *Arbeidskolonies.* [174]) Arbeid aan *dowes en blindes,* [175]) *Kuratore van die Sendinginstituut*, kommissie vir die *toelatingseksamen tot die Sendinginstituut*, en ander vir die *eindeksamen.*[176]) Kuratore vir die *Teologiese Seminarium,*[177]) *Admissieeksamenkommissie, Proponentseksamenkommissie.*[178])

Die Transvaalse Kerk het weer hulle *verteenwoordiger* op die volgende kommissies van die Kaapse Kerk: Kuratorium van die kweekskool en Sendingsinstituut, Admissie- en Proponentseksamenkommissie.[179]) Behalwe dit het hulle ook sedert die stigting van die Teologiese Fakulteit aan die Universiteit van Pretoria

---

[166]) K. art. 355—363; T. art. 205, 251; O. art. 146; N. art. 141—143.
[167]) K. art. 371—372; T. art. 205; O. art. 146; N. art. 138.
[168]) K. art. 352; T. art. 205, 251; O. art. 146.
[169]) K. art. 354; T. art. 207, 266; O. art. 150; N. art. 146.
[170]) K. art. 353; T. art. 206, 268; O. art. 145.
[171]) K. art. 381; T. art. 201; O. art. 154; N. art. 147.
[172]) K. art. 302—304; T. art. 204; O. art. 144; N. art. 149.
[173]) K. —; T. art. 268; O. art. 149.
[174]) Art. 351.
[175]) Art. 350.
[176]) Art. 312, 313, 316 resp.
[177]) Art. 126, 136, 148 resp.
[178]) Art. 126, 136, 149 resp.
[179]) Art. 202.



'n eie *Kommissie vir die Teologiese fakulteit, en Kommissie van Eksaminatore.*[180])

In die meeste gevalle heers daar 'n groot mate van eenstemmigheid onder gereformeerdes oor die goeie reg van die Sinode om bogenoemde en ander werksaamhede te behartig, mits behoorlike voorsorg gemaak word om nie in te dring op die terrein van die plaaslike gemeentes se verantwoordelikhede nie, maar om so ver moontlik as 'n ko-ordineerde liggaam op te tree, wat die kragte van die kerk op die mees voordelige wyse monster in die uitvoering van sy menigvuldige take. In hoofstuk VII sal ons breedvoeriger ingaan op die verhouding tussen die mindere vergaderinge en die kerkraad insoverre dit hulle onderskeie bevoegdhede raak.

Ons moet hier nader ondersoek instel na een bepaalde aspek van ons kerk se werk, wat in die verlede aanleiding gegee het tot heelwat menigsverskil onder die Gereformeerde teoloë in Nederland en in Suid-Afrika. Dit geld hier die vraag: Of, en in hoeverre, is die Sinode bevoegd om *Sendingwerk* in naam van die Kerk as geheel te doen?

Dr. P. J. S. de Klerk [181]) het hom, in sy proefskrif, ten doel gestel om die Sendingbeleid van die N.G. Kerke in Suid-Afrika te ondersoek. Hy kom tot die gevolgtrekking dat die Sendingbeleid ongereformeerd is. Sy kritiek het veral betrekking op:

1. Die feit dat Sendingwerk aan kommissies opgedra word. Die bevoegdhede wat aan dergelike kommissies gegee word sou hulle die reg gee om as afsonderlike besture op te tree.

2. Die feit dat Sendingwerk nie net uitgaan van die plaaslike gemeente nie, maar van Ring en Sinode. „Die eerste vraag hier is: „Watter *kerklike orgaan* moet optree om die sendingbevel uit te voer? Die antwoord hierop hang af van die stelsel van kerkregering wat 'n kerk aanhang. In die Roomse Kerk word die reg van uitsending toegeken aan die Pous, by die voorstanders van die Kollegiale stelsel aan die *hoogste kerkbestuur*, en by die voorstanders van die Presbiteriale stelsel aan die plaaslike kerk." [182])

Om dit te bewys beweer Dr. de Klerk dat volgens gereformeerde kerkreg is „die plaaslike kerk met haar kerkraad dus die enige besturende mag in die Kerk. Klassikale of Prowinsiale (of Rings-) of Sinodale kerkbesture ken die Geref. Kerkreg nie." [183]) In 'n later hoofstuk sal die draagkrag van hierdie bewering nader ondersoek word. Hier het ons nou in die eerste plek te doen met

---

[180]) Art. 244, 246.
[181]) *Kerk en Sending in Suid-Afrika*, Amsterdam, 1923.
[182]) De Klerk, a.w., bl. 121.
[183]) Bl. 122.

die bewering dat, aangesien die Kerkraad die enigste besturende mag in die kerk is, die Ringe en Sinodes hulle bevoegdheid oorskry „as hulle hul die reg aanmatig om self sendelinge te *beroep*, in die *amp te set*, en *uit te stuur*. Die Sending behoort assodanig tog nie by die meerdere vergaderinge nie, d.i. aan die kerke in die gemeen. Die sendeling beklee geen algemene amp, algemene ampte ken ons geref. kerkreg nie, wel ampte 'waarvan de bediening over de grenzen der gemeente schuift.' Daarom kan 'n sendeling ook nie beroep en uitgestuur word deur 'n meerdere vergadering of kommissie." [184])

Verder beweer hy i.v.m. kommissies: „Sinodes en ander meerdere vergaderinge het dus geen mag en bevoegdheid om die taak van die Sending op hulle te neem. En om nou die toevlug te neem tot *kommissies* wat tussen die meerdere vergaderinge kan optree, vererger nog meer die saak. Vir sulke kommissies moet daar nog eers 'n kerkregtelike posisie gemaak word, en wat meer is, die hele kommissie-sisteem lei tot sentralisasie in die Sendingwerk." [185])

Hy behandel voorts die reeds genoemde besware teen kommissies, waarop reeds hierbo geantwoord is. Sy slotsom is: „Hulle (d.i. die kommissies) het dus geen bevoegdheid uit hulself, geen mag wat die Sinode self nie het nie. Gevolglik ook geen mag om Sending te drywe, want dis nie die werk van die Sinode nie, *maar van die plaaslike kerk alleen*." [186])

In antwoord op die vraag hoe sendingwerk volgens goeie presbiteriale kerkreg gedoen moet word, verwys hy na die beginsels neergelê in 'n rapport wat voor die gereformeerde Sinode in Suid-Afika in 1904 gedien het. „Hierdie verslag is nogal belangrik omdat dit kortliks die beginsels weergee waarop die geref. kerke die Sending wil drywe. Volgens Kalvinistiese beginsel word ook die doel van die Sending gesoek in die 'verheerlijking Gods'. Die kerk [187]) alleen het mag en gesag om sendelinge uit te stuur. Ook die status van 'n sendeling word suiwer bepaal as die van één wettig dienaar des Woords, maar as behulpsels kon ook gebruik word oefenaars en onderwysers, wat eers deur die plaaslike kerk in oorleg met die algemene Vergadering moes goedgekeur word. „'n Kommissie van drie lede word weer vir drie jaar benoem, nie 'om de zending in haren naam te behartigen' nie, maar slegs 'om de gelden dezer zaak te administreren'. Hierdie kommissie of deputate mag alleen geraadpleeg word waar daar 'n werksaamheid begin word waarby die hulp van al die kerke verwag word.

184) De Klerk, bl. 123—124.
185) Bl. 124.
186) Bl. 129. — Kursivering deur my.
187) In die sin van *plaaslike gemeente*.



Elke plaaslike kerk bly dus vry om self aktief in die sending op te tree, alleen moet sy die advies inwin van die algemene vergadering." [188])

Oor die sukses van hierdie skema in die praktyk kan ons Dr. de Klerk self aan die woord laat: „Die sendingsarbeid van die geref. kerk lê dus verspreid uit mekaar, die nodige eenheid ontbreek nog, dis ook nog te gedesentraliseerd. Dit kom grootliks daardeur dat daar nog geen Sendingsorde opgestel was om beter die sending te reël." [189]) So'n orde is op die Sinode van 1913 opgestel, en daarvan sê Dr. de Klerk:

„*Maar tog gee die sendingsorde o.i. nog geen teenwig teen 'n al te grote desentralisasie, ons vind hier 'n nog te eensydig plaaslike outonome sending, waarby 'die gemeenskaplike karakter van die verskillende missies weinig tot sy reg kom.*" [190]) Dis miskien een van die oorsake waarom die sending van die Geref. Kerke die laaste jare so weinig vooruit gegaan het." [191])

Dr. de Klerk bepleit sekere wysiginge om die sisteem beter te laat funksioneer. Ons haal die hooftrekke daarvan aan, omdat Dr. de Klerk hier prakties baie nader aan die sendingspraktyk van ons N.G. Kerke kom as wat hy gewillig sal wees om te erken.

Eerstens stel hy voor dat die Sinode deputate moet aanstel „en gee 'n mandaat aan hierdie deputate om aan sendende kerke 'n arbeidsveld op die aangewese terrein aan te wys. Hierdie deputate gee dan advies in alle gevalle van uitsending en selfs van samewerking van kerke tot uitsending. Dog as die sendende kerke op inisiatief van die respektiewe Alg. Vergaderings met vrug 'n sending wil aanvaar, dan is dit nodig dat die samewerking met meewerkende kerke gereël word. In Suid-Afrika is dit miskien die mees praktiese dat elke Alg. Vergadering in elke provinsie deputate vir die meewerkende kerke onder hulle ressort benoem. Hierdie deputate is dan die tussenskakel tussen die Sendende en die meewerkende kerke, hulle beheer die prowinsiale Sendingskas, en tree saam met die kerkraad van die Sendende kerk met die Sinodale deputate in oorleg as 'n gemeente 'n missionêre Dienaar wil uitstuur. Al die gemeentes wat nie self uitstuur nie stort dan hul bydrae vir die Sending in die prowinsiale kas, en 'n seker persentasie in die Alg. of Sinodale kas. Hierdie prowinsiale kas bekostig nie self die sendelinge nie, dis immers slegs 'n kas van meewerkende gemeentes. Elke sendende kerk sorg self vir haar eie missionêre dienaar, betaal self sy salaris uit, en wat sy tekort skiet ontvang sy as steun uit die prowinsiale kas van

188) De Klerk, bl. 141.
189) Bl. 142.
190) Kursivering deur my.
191) Bl. 142.

die meewerkende gemeentes. Also bly die outonomie van die plaaslike sendende kerk gehandhaaf, en bly die sending *haar taak*. Maar omdat die sendende kerke nie slegs daar is om met geld te steun nie, moet hulle op hoogte gehou word met die Sending van die sendende kerke. In alle gewigtige aangeleenthede betreffende die Sending moet die sendende kerke die advies van deputate inwin. Waar dit belangrike sake geld kan die deputate van die meewerkende kerke self die *kerkraadsvergadering van die sendende kerk met adviserende stem bywoon.*" [192])

Hier gee Dr. de Klerk die beginsel van 'n kommissiestelsel toe, feitlik netsoos dit in ons kerke toegepas word. Hy erken ook die noodsaaklikheid van sentrale beheer en gesamentlike optrede „maar om also die sending aan te pak, sal dit nodig wees vir die Geref. Kerk om één vaste sendingveld uit te kies, waar hulle al hulle kragte kan konsentreer." [193])

Die groot leemte van hierdie stelsel is die krampagtige vashou aan die alleenreg van die plaaslike kerk om sendelinge te stuur, d.w.s. beroep, bevestig en uitstuur. Dr. Eybers [194]) wys daarop: „Daar moet in verband met hierdie saak ag geslaan word op Art. 84 van die Dortse kerkordening wat sê: 'Eene kerk' (d.i. plaaslike gemeente) zal niet over eenen anderen dienaar heerschen.' Volgens die metode deur Dr. de Klerk voorgestaan, word al die ander gemeentes, wat by die bearbeiding van een of ander groot sendingveld belang het, hulle bydraes doen, ens., in 'n minderwaardige posisie geplaas, deurdat hulle alleenlik by die beraadslaging omtrent die sending kan bykom met *adviserende stem*. Die gesag oor dié sending en die besteding van hulle gelde *berus outoritatief by slegs een gemeente.*"

Die Sendingbeleid wat Dr. de Klerk voorstaan is ontleen aan die beginsels waarop sendingwerk gedoen moet word, vervat in 'n rapport wat voor die generale Synode van die Ger. Kerke in Holland gedien het in 1896, en op grond waarvan later op die Sinode van Arnhem in 1902 'n sendingorde gebou is.[195]) Wanneer ons die geskiedenis van hierdie saak nagaan, vind ons dat daar reeds in 1893 'n konsep voor die Nederlandse sinode gedien het wat voorgestel het: „De zending gaat uit van de gezamenlijke Gereformeerde kerken." [196]) Verder verklaar Dr. de Klerk dat die konsep voorgestel het: „die deputate verkies self sendelinge —, hulle stuur uit en plaas die sendelinge, reël die Sendingsarbeid, voer korrespondensie met die arbeiders op die sendingsveld en

---

[192]) De Klerk, bl. 143—144; kursivering in laaste sin deur my.
[193]) Bl. 145.
[194]) *Kerkinrigting*, bl. 137 en Kerkbode XXXVII, bl. 229—230.
[195]) De Klerk, a.w., bl. 150, 152.
[196]) Ibid., bl. 148.



het die beheer van alle sendingsgeld." [197]) Dit het egter nie byval gevind by die meerderheid nie, en is terugverwys vir verdere ondersoek. In 1896 word andermaal 'n konsep voorgelê wat weinig verskil het van die vorige en wat „ook die sentralisasie voorgestaan het, terwyl die minderheid 'n nota vir *desentralisasie* ingedien het." [198])

Dr. A. Kuyper wat in 'n adviserende hoedanigheid op die Sinode aanwesig was, het kant gekies vir die minderheidsverslag en „op magistrale wyse.... hierdie sentralisasie onder hande geneem." [199]) Op sy voorstel is toe 'n ander kommissie benoem, wat o.a. vir Dr. Kuyper, Dr. Bavinck en Dr. F. Rutgers ingesluit het, om 'n stuk op te stel waarin die *beginsels* waarop sendingarbeid verrig moet word, duidelik uiteengesit word. Die rapport is nog op dieselfde Sinode ingedien en aangeneem. [200]) Hierop is die Sendingorde van 1902 gebou, wat uitgegaan het van die beginsel „De Zendingsarbeid geschiedt door de plaatselijke kerk al of niet in samenwerking met andere kerken." [201]) Dr. de Klerk verklaar: „Hoe hierdie samewerking verder moet gereël word, bepaal die Sendingsorde nie, maar laat dit aan die vryheid van die Kerke oor. Meesal word die medeseggingskap van die saamwerkende kerke by kontrak gereël. 'n Akkoord van samewerking word gemaak en meesal so, dat die sendende kerk leidend optree en die saamwerkende kerke reg van advies het. Die sendende kerk en dis van belang dra dus nooit 'n deel van haar werksaamheid aan die meewerkende Kerke oor, maar behartig self haar sending, alleen gesteun daarin deur ander Kerke." [202])

Die vraag wat ons nou moet beantwoord is of die standpunt, soos hierbo uiteengesit, só streng gereformeerd is, as wat dit voorgee om te wees. Die voorstanders, sowel as teenstanders beroep hulle op Voetius. Dit is dus nodig om eers Voetius self na te gaan, voórdat ons kan oordeel oor die teenstrydige beroepe wat op hom gedoen word.

Die vraag is hier of, volgens Voetius, die gesamentlike kerke wat onder 'n bepaalde Ring of Sinode ressorteer sendingwerk mag doen en of Ring en Sinode of hulle deputate as sendende organe kan optree. Die vraag is noukeurig ondersoek deur H. A. van Andel [203]) en M. Bouwman, [204]) wat egter ook nie altyd tot dieselfde gevolgtrekking kom nie.

---

[197]) De Klerk, a.w., bl. 148.
[198]) Ibid., bl. 149.
[199]) Ibid. en De Heraut, no. 974, 975.
[200]) Vir volledige rapport sien De Heraut 8 Sept. 1896, No. 976.
[201]) De Klerk, a.w., bl. 152.
[202]) De Klerk, a.w., bl. 154.
[203]) *De Zendingsleer van Gysbertus Voetius*, Kampen, 1912.
[204]) *Voetius over het gezag der Synoden*, Hoofstuk VI, § 5.

Die gedeeltes wat ons aandag verdien is in hoofsaak die volgende:

1. P.E. IV, 322. Hier stel Voetius die vraag: Qui sint mittentes, en antwoord: Mittentes ordinario sunt quaelibet ecclesiae seu ecclesiastica collegia, praesertim vicina, consistorialia scil., classicalia, synodalia. Idque probatur ex Actor. 13 v. 1—5, ubi Apostoli mittent. Et 15, v. 22, 23, 25 ubi synodus Hierosolymitana mittit.[205])

Al wat van Andel in hierdie sitaat lees is die sendingsreg van die plaaslike kerke. Hy beweer: „Dit roepingsrecht, of zendingsrecht der plaatselijke kerk had Voetius in 1635 in Desperata Causa Papatus reeds tegenover Jansenius gehandhaafd, met herhaald beroep op Hand. 13." [206]) Van Andel lê hier al die nadruk op die feit dat Voetius die sendingreg van die plaaslike kerk leer, wat ons geredelik kan toegee, maar hy laat heeltemal buite rekening dat Voetius hier baie duidelik, naas die plaaslike kerk, die sendingsreg van die Ring en die Sinode leer.

Ons stem saam met M. Bouwman as hy vra: „Immers wat bedoelt hij onder 'alle soorten van kerken' (quaelibet ecclesiae) die subject van den zendingsarbeid kan zijn?" [207]) Dit kan immers nie net *plaaslike kerke* beteken nie, want Voetius noem uitdruklik ook die kolleges van Ring en Sinode. Indien hieroor enige twyfel bestaan het, word dit verwyder deur 'n ander sitaat waar Voetius die vraag stel „An plantatores semper mitti debeant ab Ecclesiâ, aut Catholicâ, aut Nationali, aut Provinciali Synodaliter unita? Resp. Ad bene esse praestat tale quid fieri, siquidem occasio ita ferat: sed ad esse simpliciter non requiritur. Quod probatur ex Actor 13. Ubi Ecclesia Antiochena misit praecones aliquot ad Gentes vicinas." [208])

In die eerste sitaat hierbo verklaar Voetius dat elke soort kerk bevoeg is om Sendingwerk te doen deur middel van sy organe, die plaaslike kerk deur middel van sy kerkraad, die Ring deur

[205]) Wie is Sendende Organe? Gewone sendende organe is allerlei soorte kerke of kerklike kolleges, gewoonlik die wat naby mekaar geleë is; konsistories (kerkrade) Ringe en Sinodes. Soos aangetoon is uit Hand. 13 v. 1—5 waar die kerk van Antiochië stuur; uit Hand. 8 v. 14 waar die Apostels stuur. En 15 v. 22, 23, 25 waar die Sinode van Jerusalem stuur.

[206]) Van Andel, a.w., bl. 78.

[207]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 272.

[208]) P. E., IV, 301. Is dit noodsaaklik dat die Kerk, of die Algemene, of Nasionale, of Provinsiale wat op grond van Sinodale verbond verenig is, altyd die sendelinge uitstuur? *Ant.* Vir die welwese is dit geskik om so te handel, as daar die geleentheid daarvoor is, maar vir die wese van die saak is dit nie noodsaaklik nie, soos Hand. 13 aantoon waar die Kerk van Antiochië 'n aantal gesante na die Heidene in hulle omgewing gestuur het.



middel van sy Ringsvergadering, of die Sinodaal verbonde kerke deur middel van sy Sinodale vergadering. Hierdie reg berus op die Heilige Skrif: in Hand. 13, het ons 'n geval waar 'n plaaslike kerk uitgestuur het; in Hand. 8 'n geval waar die Apostels uitgestuur het, en in Hand. 15 'n geval waar die Sinodale vergadering uitgestuur het.[209])

In die tweede sitaat word weer eens die feit beklemtoon dat dit nie altyd noodsaaklik is dat die Sinode moet stuur nie, maar dat die plaaslike kerk dit ewe goed kan doen. Hierdie reg van die plaaslike kerk sal veral uitgeoefen word indien daar geen geordende kerkverband is nie, maar „dat wanneer het mogelijk is, het toch de voorkeur verdient dat niet de kerkeraad der plaatselijke kerk, maar de meerdere vergadering dezen arbeid verricht." [210]) Vir die wese van die saak is die samewerking van meer as een kerk nie essensieel nie, maar wel vir die welwese van die sendingarbeid. M. Bouwman toon aan [211] dat Voetius in sy katkisasie oor die Heidelbergse kategismus oordeel dat dit „seer dienstigh ende nootsakelick" is dat „er predikanten gesonden worden uyt nabuerige kercken, naer dese of gene plaetse (ongeloovigh zijnde) om aldaer een Kercke te vergaderen"; en dan verder vra: „Soude de Classis of de nabuerige Kercken, of een nabuerige Kercke (daer geen ander Kercken meer by de hant zijn) een predikant mogen senden ineen plaetse daer men eerst toehoorders, lidmaten, ende Kercke soude moeten formeeren?" Die antwoord is: „Ja". Hier blyk duidelik, soos M. Bouwman ook aantoon: a. die sendingsreg van die plaaslike kerk; b. dat hierdie sendingsreg veral van betekenis is by „ontstentenis van zusterkerken waarmee zij dezen arbeid gezamenlijk kan doen"; c. dat waar daar wel ander kerke „bij de hant" is, die werk deur hulle gesamentlik onderneem moet word.

2. Die volgende sitaat van belang is P.E. IV, 323 q IV: „An ecclesiae coadunata in classem aut synodum mittere possint? Resp. aff. Si enim una ecclesia topica, ejusve consistorium mittit uti supra ex Actor, 13 vs. 1—4 probatum est; quidni plures ejusmodi ecclesiae junctim per suos delegatos hoc agant. In regimine ecclesiae apostolicae reperimus apostolos seu missos ecclesiarum, qui ab ecclesiis erant electi χειροτονηθεντες 2 Cor. 8 vs. 23 cum 19. Ex unionibus seu associationibus classicis et synodalibus ad regimen ecclasiae (supra lib. 1 tr. 3 c. 2 & 3) probatum deducitur potestas & autoritae earum in missionibus ecclesiasticis." [212]

[209]) C.f. M. Bouwman, V.O.S., bl. 273.

[210]) Ibid., bl. 274.

[211]) Bl. 274, voetnoot.

[212]) Is dit moontlik vir die kerke saamverbonde in Ring of Sinode om te stuur? Antw. Bevestigend. Want as een plaaslike kerk en sy kerkraad stuur

Van hierdie sitaat maak Dr. de Klerk [213]) en Dr. van Andel [214]) gebruik om te bewys dat die sendingsreg van die meerdere vergadering maar net 'n toegewing is en dat dit in elk geval nie 'n selfstandige reg is nie, maar afgelei „Uit het recht om te zenden, dat een pl. kerk met haar consitore heeft, leidt Voetius het recht af van een Classis en een Synode." [215]) Daar is wel 'n mate van regverdiging voor as ons hierdie sitaat *alleen* neem sonder om rekening te hou met Voetius se ander uitsprake. Tog meen ons dat Voetius nie hier besig is om die reg van die plaaslike kerk om te send te verdedig nie, dit het hy reeds van tevore aangetoon, maar om die ewe goeie reg van die saamverbonde kerke te beklemtoon. As 'n mens aan die plaaslike kerk en haar kerkraad die bevoegdheid toeken, dan kan daar ook geen beswaar teen bestaan dat meer kerke tesame hierdie bevoegdheid uitoefen deur middel van hulle afgevaardigdes op die meerdere vergadering nie. Hier bring hy die bevoegdheid van die meerdere vergadering in verband met die bevoegdheid van die kerkraad, maar *nadat* hy reeds tevore (bl. 322) aangetoon het dat dié bevoegdheid direk uit die Woord van God afgelei kan word. Hierdie stuk moet dus gesien word in die lig van 'n ophopende getuienis ten gunste van die sendingbevoegdheid van die meerdere vergadering en ons kan dit so lees: Nie alleen kan hierdie bevoegdheid afgelei word uit Hand. 15 waar 'n Sinodale vergadering gestuur het nie, maar ook uit die feit dat waar *een kerk* die bevoegdheid het, meerdere kerke saamverbind in Ring en Sinode dit ewe goed moet hê.

M. Bouwman lê ook nadruk op die feit dat volgens Voetius „komt naar goddelijke ordinantie aan de synoden evenzeer het missierecht toe als aan de kerkeraden." [216]) Hy verklaar verder: „Van Andel houdt niet genoegzaam in het oog dat het missierecht der synoden volgens Voetius op goddelijken grondslag berust. Hij wekt daardoor den indruk alsof het zendingsrecht der plaatselijke kerk het echte en primaire is bij Voetius, en daarentegen dat der synoden het secundaire en afgeleide. Dat de synoden een vol-

soos bo uit Hand. 13 aangetoon is waarom sal meerdere kerke van dieselfde verband (let meerdere kerke van dieselfde soort wat saamverbonde is) dit nie deur hulle afgevaardigdes doen nie? In die Apostoliese kerk is, soos ons gesien het, die apostels en sendelinge van die kerke, uit die gemeentes gekies met opsteek van hande. Uit die vereniging van en assosierung in Ringe en Sinodes met die oog op die bestuur (regering) van die kerk, soos bo (boek 1 tr. 3 c 2 & 3) aangetoon is, word hulle mag en bevoegdheid tot kerklike sendinge afgelei.

[213]) Kerkbode, XXXVII, bl. 321.

[214]) A.w., bl. 79.

[215]) Ibid.

[216]) M. Bouwman, a.w., bl. 273.



ledige zendingsbevoegdheid hebben ontvangt bij hem niet voldoende accent." [217])

3. In 'n ander sitaat, P.E. IV, 325 qu VI, vra Voetius: An non nisi per synodos Nationales, aut particulares earumve deputatos missiones omnes curandae sint?

Resp. Ita quidem velle aut praetendere nonnullos, aliquando observatum fuit. Nos sic censemus, nefas non esse, ut quando commodé fieri potest, ad abundantem cautelam, a Synodos Nationali Belgica, aut omnibus Provincialibus earumque deputatis hoc fiat.... [218])

Hier het Voetius nie meer nodig om die sendingreg van die meerdere vergadering aan te toon nie, maar hy waarsku in 'n lang stuk teen die oordrywing van deputate se werk. Die stuk het meer betrekking op die „baantjiesjagende deputaten" [219] en verder verklaar hy dat hy dit om praktiese redes nie verkeerd vind dat die kerkraad en die klassis van Amsterdam en Middelburg die sendingsaak behartig nie. Dit is 'n praktiese reëling omdat die kamers van die Oos en Wes Indiese Kompanje daar gevestig is.

So blyk dit dat ons M. Bouwman teenoor van Andel en die ander wat op sy voetspoor gevolg het, gelyk moet gee, wanneer hy verklaar.

„a. Op grond der H. Schrift kent Voetius het recht om zending te drijven, d.i. om dienaren des Woords te beroepen en uit te zenden, zoowel aan de plaatselijke kerk toe, als aan de classicale, provinciale en nationale kerk; de meerdere vergadering is dus evenzeer rechtmatig zendend orgaan als de kerkeraad.

b. Of de zending dient uit te gaan van den Kerkeraad, de classis of de synode, wordt concreto beslist door de behoeften der praktijk.

c. Indien de praktische behoeften niet een andere regeling noodzakelijk maken, geeft Voetius aan zending, uitgaande van den kerkeraad de voorkeur boven die uitgaande van de meerdere vergadering." [220])

H. Bouwman word ook aangehaal ter ondersteuning van die sendingbeleid van die enkel geref. kerk. Bouwman is egter nie 'n betrouwbare gids nie aangesien hy net herhaal wat van Andel

[217]) M. Bouwman, a.w., bl. 274.

[218]) Die vraag is nou of alles i.v.m. die sendingsaak alleen deur die nasionale of particuliere Sinode of deur hulle deputate behartig moet word? Antw. Dit is al tevore opgemerk dat sommige dit so wil hê of tenminste voorgee dat hulle dit so wil hê. Ons opinie is egter dat dit nie verkeerd is nie om dit so te doen soos dit dikwels met gemak kan gebeur tot oorvloediger versorging (van die sendingsaak); om dit te doen deur die nasionale of al die provinsiale Sinodes of hulle deputate.

[219]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 275.

[220]) A.w., bl. 275.

beweer, b.v. „Voetius heeft het zendingsrecht der plaatselijke kerk gehandhaafd tegenover Jansenius met een beroep op Hand. 13, en met uitspraken van Kerkvaders." [221]) Vergelyk dit met wat van Andel beweer op bl. 78.[222]) Die bewysplekke uit Voetius, wat H. Bouwman aanhaal is dié wat ons nou net hierbo bespreek het. Hy erken: *„uitzenden van dienaren* des Woords naar het zendingsveld geschiedde oudtijds wel in de vergadering der classis;" [223]) maar hy is nogtans, in navolging van van Andel, van oordeel: „wel is de zending naar haar wezen een arbeidstaak der plaatselijke kerk, maar het samenwerken van onderscheidene kerken in geordend kerkverband strekt tot meerder welwezen van de zendingsarbeid." [224]) Ons het reeds hierbo aangetoon dat Voetius *nie* bedoel het dat die sending in sy wese tot die plaaslike kerk behoort nie, maar dat by afwesigheid van 'n kerkverband, dit aan die wese van sendingwerk geen skade sou doen indien 'n plaaslike gemeente op sy eie sendingwerk onderneem nie. As 'n kerkraad op sy eie sendingwerk onderneem is dit in elk geval *sendingwerk;* maar waar dieselfde werk deur meer as een kerk tesame aangepak word, kan dit soveel beter gedoen word; dit strek dus tot die welwese van die sendingwerk. Bouwman neem blykbaar die *wese* en *welwese* so op dat die meerdere vergadering, afgeskei van die plaaslike kerk geen eie bevoegdheid besit nie: „De zending is naar haar wezen het recht der plaatselijke kerken. Maar ook meerdere kerken kunnen samenwerken op voet van gelijkheid. Practische overwegingen moeten beslissen of de zending geschiedt door de meerdere vergaderingen of door de kerkeraden. Niet alleen kunnen de kerken in meerdere vergaderingen samenwerken voor de regeling en de bestrijding der kosten van de zending, maar in bijzondere gevallen, vooral wanneer de plaatselijke kerken niet actief optreden, kan ook de zending en de handoplegging, naar den regel van het kerkverband, op eene meerdere vergadering geschieden.[225]) De beste methode is, dat een plaatselijke kerk beroept en zendt, zij het al of niet met steun en medewerking van eene classis of provinciale synode." [226])

Dit is ook die hoofsaak in die rapport van Dr. Kuyper e.a. van 1896. Die sinode kan wel administratief meehelp, maar mag nie self

[221]) *Kerkrecht* I, bl. 432.
[222]) Sien hiervoor bl. 236.
[223]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 150.
[224]) Kerkrecht, I, bl. 433, gebasseer op Voetius, P. E., IV, 301; c.f. v. Andel, bl. 79 vv.
[225]) As die Sending na *sy wese* nie deur die meerdere vergadering gedoen mag word nie, dan het die meerdere vergadering ook geen reg tot ordening nie. Bouwman, gee sy beginsel hier prys!
[226]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 150—151.



uitstuur nie — die sendeling moet in 'n amptelike betrekking tot een of ander plaaslike gemeente staan. In die rapport word dit as volg gemotiveer: „Niet de Algemeene Kerk doopt, maar alleen de plaatselijke geïnstitueerde" en verder: „Hierbij moet onderscheiden worden tusschen hetgeen de zaak zelve aangaat en de regeling van haar uitvoering. De Classis doopt niet, de Synode doopt niet.... dit alles geschiede door de pl. Kerk; maar wel komen de gezamenlijke kerken overeen over de wijze van doopen en avondmaal vieren.... En overmits nu de authoriteit tot zenden niet is af te scheiden van de authoriteit tot den dienst des Woords, des Doops en des Avondmaals, kan, ook wat de zending aangaat, dit alles wat het wezen der zaak betreft, niet van de pl. kerk afgescheiden worden, maar is tevens de pl. kerk daarbij gebonden aan de regelen die ook voor dezen missionairen dienst des Woords en deze missionaire bediening der Sacramenten tusschen de kerken, naar eisch van Gods Woord worden vastgesteld." [227])

Hoeveel respek ons ook mag hê vir die opinie van manne soos Dr. Kuyper, Bavinck en Rutgers, kan ons nie hulle konklusies hier sonder meer aanvaar nie. Ons gaan nie weer op die inherente sendingsreg van die meerdere vergadering in nie, ons wys alleen op die bewering dat aangesien die Ring of Sinode nie kan doop en sacramente bedien, hulle ook nie sendelinge kan uitstuur nie. Hiervan getuig Prof. W. Heyns van die Geref. kweekskool in Chicago: [228]) „Van hoe bekwame hand dit raport ook zij, deze redeneering laat zich niet verdedigen, niet voor de vierschaar van het kerkrecht, noch voor de gechiedenis, zelfs niet voor die van de logica. Het sophistisch stellen van de pl. kerk tegenover classes en Synoden als kerkelijke vergaderingen, dat men zoo vaak ontmoet, speelt ook hier zijn rol. In den zin waarin de Classis niet doopt, doet de pl. kerk, de gemeente, of ook de Kerkeraad het ook niet. Woord en Sacramenten worden bediend in de pl. kerk, van wege den kerkeraad door den Dienaar des Woords als daartoe door Christus gerechtigd ambtsdrager. En gelijk van wege den kerkeraad, kan de bediening ook geschieden van wege de classis. Immers de Dordrechtsche kerk-Orde schreef in Art. 39 voor: In plaatsen waar geen kerkeraad is, zal middelerwijl door de classis gedaan worden, hetgeen anders den kerkeraad naar uitwijzen dezer kerkenordening opgelegd is te doen."

Hierdie redenering is suiwer. As die Sinode 'n sendeling orden en uitstuur, dan is dit tog nie die Sinode wat die handeling verrig nie, maar 'n aantal Dienaars van die Woord, wat vanweë die

[227]) Die Kerkbode, XXXVII, bl. 920; De Heraut, No. 976.
[228]) Die Kerkbode (1925), bl. 870; Eybers, a.w., bl. 139.

Sinode, en in die Naam van Christus 'n Dienaar in die amptelike bediening van die Woord bevestig en aanwys op 'n besondere werkkring.

Ons stem saam met Dr. Eybers as hy verklaar: „Dit is feitelik 'n nuutgereformeerde praktyk, nie dat die pl. kerk send nie, maar dat die plaaslike kerk dit nie mag doen saam met ander plaaslike kerke nie." [229])

Wanneer ons nagaan op watter wyse die Sendingwerk van die N.G. Kerke in Suid-Afrika gedoen word, vind ons dit geheel in ooreenstemming met die beleid soos deur Voetius en die oud-Gereformeerde praktyk aangedui.

1. Eerstens word die reg en verantwoordelikheid van die plaaslike gemeente beklemtoon. Die Transvaalse kerk stel dit so: „Die Sendingwerk gaan in die eerste instansie uit van die afsonderlike gemeentes. Waar die omvang en ander omstandighede van die werk dit noodsaaklik maak word dit ook deur Ringe en deur die Sinode verrig." [230])

In die O.V.S. lui dit: „Sendingwerk gaan in die eerste instansie van die afsonderlike gemeentes uit en moet binne die grense van elke gemeente van die Moederkerk behartig word onder kleurlinge, naturelle en ander rasse op die dorpe sowel as op die plase, selfs daar waar reeds deur ander genootskappe gearbei word. Hierdie bearbeiding geskied in gevestigde gemeentes of in Sendingwerkkringe." [231])

2. Terwille van die groot arbeidsvelde en die wat buite die grense van die gemeentes val word die werk gesamentlik onderneem deur die Kerk op Rings- en Sinodale vergaderings, wat kommissies aanstel om volgens die opdragte aan hulle gegee Sendingwerk in naam van die kerk as geheel te onderneem.[232])

3. Die strewe na selfstandigheid. Uit die Sendingwetgewing en praktyk blyk dat dit steeds die strewe van ons kerke is om so spoedig moontlik die Sendingwerk te laat ontwikkel tot 'n aparte selfstandige onderneming. In die Kaap, Transvaal en O.V.S. bestaan reeds 'n aparte Sendingkerk onder voogdyskap van die blanke Moederkerk. Nou is dit die beleid van Kerkraad, Ring en Sinode om die verantwoordelikheid vir Sendingarbeid binne hulle onderskeie ressorte te aanvaar, tot tyd en wyl die bepaalde arbeidsveld tot 'n selfstandige sendinggemeente ingelyf by die Sendingkerk kan ontwikkel.

[229]) *Kerkinrigting*, bl. 138.
[230]) Art. 272.
[231]) Art. 186; c.f. ook K. art. 300.
[232]) K. art. 303, 308; T. art. 273e; O. art. 187, 144; N. art. 149—152.



Daar is wel kleinere puntjies van ondergeskikte belang, waarop ons sendingwetgewing verbeter kan word; [233]) maar die beginsels is deurgaans suiwer omlyn en het in die praktyk bewys gelewer van hulle doeltreffendheid in die beheer en bevordering van 'n steeds groeiende sendingarbeid van die gefedereerde N.G. Kerke in die Binne- en Buiteland.

### C. Die Sinode as Regsprekende liggaam

Die Sinode van die N.G. Kerke tree ook op as hof van verhoor in eerste instansie, of as hof van appél in alle sake wat nie in die mindere vergaderinge afgehandel kon word nie.

Hierdie afdeling van die Sinode se bevoegdheid is van soveel belang dat dit afsonderlik behandel word in die hoofstuk oor die Kerklike Opsig en Tug.

## § 4. DIE RAAD VAN DIE KERKE.

Die vier N.G. Kerke in die vier provinsies van Suid-Afrika onderhou 'n federale verband deur middel van die sg. *Raad van die Kerke.*

In hoofstuk II het ons die geskiedenis van die ontstaan van hierdie liggaam geskets. Dit is die taak van elkeen van die vier Sinodes om by elke gewone vergadering afgevaardigdes te kies na die Raad en wel as volg: veertien lede deur die Kerk in die Kaapprovinsie, tien deur die Kerk in Transvaal, sewe deur die kerk in die O.V.S., en twee deur die kerk in Natal.[234])

Die bevoegdhede van die Raad in vergelyking met die van die respektiewe Sinodes word as volg omskrywe:

„Elkeen van die Kerke bly behou sy samestelling, met sy wetgewende, regsprekende en administratiewe mag." [235])

„Die besluite van die Raad is alleen bindend vir elkeen van die respektiewe Kerke nadat die Sinode van daardie kerk dit goedgekeur het." [236])

Die *taak* van die Raad word omskrywe as volg: „Die algemene belange van hierdie kerke word behartig deur 'n algemene vergadering, wat die naam dra van 'Die Raad van die Ned. Geref. Kerke in Suid-Afrika'."

„Die Raad neem in behandeling alles wat deur een of meer van die respektiewe Sinodes of Sinodale Kommissies aan hom opgedra word, en wat een of meer van sy lede ter sprake mag bring." [237])

[233]) 'n Bespreking hiervan sal ons te ver aflei van ons hoofonderwerpe. Vir 'n goeie bespreking hiervan sien Eybers, *Kerkinrigting*, bl. 198—212.
[234]) Reglement Raad v. d. Kerke, art. 3.
[235]) Art. 1.
[236]) Art. 2 en 4.
[237]) Art. 6.

Op die Sinode van die N.H. of G. Kerk van Transvaal (1944) is die volgende voorstel i.v.m. die Raad van die kerke aangeneem:[238])

„Die Sinode besluit om die nodige stappe te doen om te verkry dat die vier gefedereerde kerke volmag aan die Federale Raad van die Nederduitse Gereformeerde Kerk sal verleen om namens die gefedereerde kerke uitspraak te doen en van tyd tot tyd verklaringe te publiseer oor die volgende sake, met of sonder voorafgaande raadpleging van die Gefedereerde Kerke of hul kommissies, t.w.:

i. Openbare eeuwels wat dreig om onder die volk pos te vat.
ii. Maatskaplike verhoudings wat die welsyn van die Afrikanerdom kan beïnvloed.
iii. Verhoudinge teenoor ander Christelike Kerke.
iv. Sake wat die Naturellevraagstuk betref in soverre as wat dit deur die Federale Sendingraad mag voorgedra word aan die Federale Raad.
v. Sake wat die versorging en opheffing van minder bevoorregte stamgenote betref, in soverre as dit deur die Federale Armsorgraad aan die Federale Raad voorgedra word.
vi. Sake van momentele aard wat op kritieke wyse die bestaan van ons Christelike Kerke in ons land raak.
vii. Staatkundige verwikkelinge wat dit noodsaaklik maak dat die lig van Gods Woord daarop sal val."

Die „nodige stappe" wat geneem moet word sal wees om hierdie besluit na die ander kerke deur te stuur met die versoek dat dit ook deur hulle Sinodes aangeneem word. Indien al vier Sinodes die besluit aanvaar, word dit ingevoeg by die Reglement van die Raad van die Kerk as 'n mandaat aan daardie liggaam.

Die vraag wat hier ontstaan is of so'n algemene mandaat bestaanbaar is onder die gereformeerde kerkregering.[239])

O.i. sou dit heeltemal in orde wees om so'n mandaat aan die Raad van die Kerke te gee want

1. In hierdie voorstel word die wetgewende, regsprekende en administratiewe mag van die verskillende Sinodes op geen enkele wyse ingekort of oorgedra aan 'n ander liggaam nie. Al wat hier aan die Raad van die Kerke gegee word, is die bevoegdheid om sekere algemene verklaringe van beleid en beginsels uit te vaardig. So'n verklaring het geen bindende gesag vir enige van die vier kerke voordat hulle dit nie op 'n wettige Sinodale vergadering ook as besluit aangeneem het nie;

2. dit is net 'n nadere omskrywing van die bevoegdheid wat reeds in art. 2 van die reglement aan die Raad gegee word n.l.

[238]) Handelinge Transvaalse Sinode 1944, bl. 336.
[239]) C.f. Die Gereformeerde Vaandel, Aug. 1944.



„die algemene belange van hierdie Kerk word behartig deur 'n algemene vergadering, wat die naam dra van 'Die Raad van die Ned. Ger. Kerke in Suid-Afrika' "; en

3. dit is heeltemal in ooreenstemming met die bevoegdheid wat volgens Voetius aan Sinodale deputate gegee mag word om voorlopig stappe te neem „om het dreigend gevaar, de zeer ernstige beroering of misschien wel verwoesting der kerken en de algehele schending der orde te voorkomen, of althans zoolang tegen te houden, totdat de Synode of Classe kon worden samengeroepen." [240])

[240]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 227.

HOOFSTUK VII

# DIE BEVOEGDHEID VAN DIE SINODE

In die afsonderlike gemeentes word die regeermag oor die sigbare liggaam van Christus uitgeoefen deur 'n bepaalde orgaan, *die Kerkraad*. Die regeermag oor die geheel van saamverbonde kerke of gemeentes word uitgeoefen deur die meerdere orgaan, die Sinode.

In hierdie hoofstuk gaan ons na:

1. Die grondslag waarop die bevoegdheid van die Sinode rus;
2. die aard van die bevoegdheid; veral
3. in vergelyking met die bevoegdheid van die kerkraad;
4. die voorwerpe van die Sinodale bevoegdheid;
5. die besluite van die Sinode en die uitvoering daarvan.

## § 1. DIE GRONDSLAG WAAROP DIE BEVOEGDHEID VAN DIE SINODE RUS:

„De synodale macht ontstaat, doordat de kerken haar macht samenvoegen en zij haar gemeenschappelijk uitoefenen." [1])

Aangesien soos ons in 'n vorige hoofstuk vasgestel het, die kerkverband op die dubbele grondslag: die goddelike reg en die wedersydse toestemming van die kerke rus, spreek dit vanself dat die Sinode as orgaan van die verband sy bevoegdheid aan dié grondslag moet ontleen.

### Die goddelike reg as eerste grondslag van die Sinode se bevoegdheid.

Wanneer Voetius die Sinodale stelsel verdedig doen hy dit op grond van:

1. Divinum positivum;
2. Jus naturale;
3. Divinum permissivum.

Van eersgenoemde verklaar hy: Jus divinum positivum patescit in praxi et exemplo regiminis Apostolici approbato, et consequenter nobis praescripto a Spiritu Sancto, Act. 15. v. 1—34 unde omnes theologi Christiani probare solent legitimum usum et autoritatem synodorum.[2])

---

[1]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 64.

[2]) P. E., IV, 129. Die positiewe goddelike reg word openbaar in die praktyk en die voorbeeld van die Apostoliese (kerk) regering wat goedgekeur en gevolglik aan ons voorgeskryf is deur die H. G., Hand. 15, v. 1—34, waarop



Dit is duidelik dat Voetius die goddelike reg vind nie net in die dinge wat uitdruklik in Gods Woord voorgeskrywe word nie, maar ook in die praktyk en voorbeeld van die Ou Apostoliese Kerk, wat ontstaan het onder die leiding van die Heilige Gees en derhalwe nie net deur die Heilige Gees goedgekeur is nie, maar gevolglik ook aan ons voorgeskrywe word.

Dit verklaar Voetius nog duideliker in die volgende sitaat: Quia regimen presbyteriale jure divino ecclesiis praescriptum est et potestas regiminis ac jurisdictionis tribuitur pluribus. Ergo episcopale illi directe oppositum, quod potestatem omnen uni vindicat, juri divino repugnat. Antecedens probatum est part. praeced. illud enim est juris divini, quod exserto mandato aut relatione ordinis ac praxeos communis ecclesiarum Apostolicarum in scriptura nobis exhibetur.[3])

Dit is volgens Voetius genoegsame bewys vir die positiewe goddelike reg van die Sinode, maar die Sinode ontleen ook sy bevoegdheid uit die jus divinum permissivum. Hiervan sê hy: Jus divinum permissivum est, quod nusquam scriptura majoris aut minoris districtus combinationes, aut ullam peculiarem modificationem atque applicationem regiminis ecclesiastici, aut similia accessoria adminicula et abundantes cautelas in specie rejicit; sed in genere potius, indefinite et implicite tanquam media proportionata ad finem commendat ac praecit, et specialem determinationem ac constitutionem pro ratione locorum, temporum, rerum, personarum ecclesiarum libertati ac potestati permittit.[4])

M.a.w. die Woord van God gee nie vir die kerk 'n sisteem wat tot in die fynste besonderhede uitgewerk is nie, Gods Woord lê

---

al die Christelike teoloë gewoon is om hulle te beroep om die wettige gebruik en gesag van sinodes te bewys.

[3]) P. E., III, 865 „Omdat die presbiteriale regeringsvorm deur die goddelike reg voorgeskryf word aan die kerke en die mag van regering en jurisdiksie toegeken word aan meerdere persone, is die episkopaalse regeringsvorm, wat hiervan die direk teenoorgestelde is en vir een persoon alle mag opeis, dus in stryd met die goddelike reg. Die voorgaande is bewys deur die daaraan voorafgaande deel. Want eersgenoemde is van goddelike reg wat in die Skrif aan ons voorgehou word deur die geopenbaarde opdrag en die mededeling aangaande die kerkregering en praktyk wat aan al die Apostoliese kerke gemeen was.

[4]) P. E., IV, 130—131. Die goddelike reg is toelatend, omdat die Skrif nêrens kombinasies van 'n grotere of kleinere streek of enige besondere wysiging of toepassing van kerkregering of dergelike bykomstige hulpmiddels en oorvloedige voorsorgsmaatreëls spesiaal verbied nie; maar verder in die algemeen, onbepaald en bedektelik, as middels tot die doel geëigend, aanbeveel en voorskryf, en die besondere toepassing en instelling daarvan, na gelang van plekke, tye, sake, persone oorlaat aan die vryheid en die bevoegdheid van die kerke.

alleen die *algemene beginsels* neer en laat dit verder aan die kerke oor om op grond van die beginsels 'n praktiese sisteem van Kerkinrigting op te bou. Hierdie sisteem word dus nie in sy besonderhede deur die Woord van God voorgeskrywe nie, maar wel *toegelaat.*

Op 'n ander plek beskryf Voetius die jus divinum permissivum as volg: Istud est rerum in se adiaphorarum, quas in hanc aut illam partem determinanda permisit Deus potestati politicae aut ecclesiasticae.[5])

Behalwe die feit dat Hand. 15, volgens Voetius, die positief goddelike reg van die Sinode aantoon, sou ons, indien hierdie grondslag ontken word, nog genoegsame goddelike regverdiging vir die Sinode vind in die feit dat dit nergens in die Heilige Skrif verbied word nie, en nie met die algemene beginsels daarvan in stryd is nie.

Die Sinode mag ook, soos ons reeds hierbo, gesê het, alleen relatief noodsaaklik wees vir die kerk van Christus, en tog nog beslis rus op grond van goddelike voorskrif of goddelike toelating. M. Bouwman merk tereg op: „De regeling van hetgeen voor het wel-wezen der Kerk noodzakelijk is, is niet zonder meer aan de vrijheid der Kerk overgelaten. Voetius is van oordeel dat God zijn kerk rijkelijk begiftigd heeft niet slechts met hetgeen voor het wezen, maar ook met hetgeen voor het welwezen der Kerk noodzakelijk is, en daaromtrent zijn goddelijk voorschrift gegeven heeft." [6])

Voetius verklaar verder dat alhoewel die Sinode in die gewone loop van sake nie absoluut noodsaaklik is nie (necessitas est non absoluta, sed hypothetica)[7]) is daar tog ander gevalle waarin dit 'n absolute noodsaaklikheid word: in casu malae administrationis particularium ecclesiarum, aut in casu contentionum ac scismatis, aut in casu provocationis, est absolute necessarius.[8])

Voetius handhaaf dus beslis die goddelike reg as grondslag van die Sinodale bevoegdheid, en hy verdedig ook die absolute noodsaaklikheid daarvan vir 'n gesonde kerklike lewe.

M. Bouwman, wat 'n noukeurige studie van die onderwerp gemaak het, kom tot die gevolgtrekking dat die ou skrywers oor die gereformeerde teologie almal op dieselfde standpunt as Voetius staan. Hy verklaar: „In den bloeitijd der Reformatie erkennen

---

[5]) P. E., III, 836. Dit geld sake van nie-essensiële belang, wat God aan die lands en kerkbestuur oorlaat om op hierdie of daardie manier te reël.

[6]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 118.

[7]) P. E., IV, 121.

[8]) P. E., IV, 182 „Ingeval van wanbestuur van plaatselike kerke of ingeval van geskille en skeuring of ingeval van hoër beroep is dit absoluut noodsaaklik".



dus alle gereformeerde dogmatici en canonici het goddelijk recht der synoden." [9])

Daar bestaan, volgens M. Bouwman, ook geen rede om enige verskil te maak tussen die Engelse en Skotse presbyteriane en die Nederlandse teoloë nie. Aan albei kante van die kanaal is die goddelike reg van die Sinodale bevoegdheid deur die Gereformeerde kanonisi van die 16e en 17e eeu erken. Dit was, aldus M. Bouwman, eers met die opkoms van die rasionalisme en die ontwikkeling van die kollegialisme dat die goddelike reg van die Sinode deur sommige in twyfel getrek is. Die gereformeerdes se standpunt, sowel teenoor die indipendente, wat van 'n sinode niks wil weet nie, as teenoor die kollegialiste, wat in die Sinode niks meer as 'n blote vergadering van kerklike afgevaardigdes sien nie, was nog altyd om die gesag van die Sinode te handhaaf omdat dit berus op goddelike instelling en goddelike reg.

### Die Wedersydse Toestemming van die Kerke as tweede grondslag van die Sinodale bevoegdheid.

Soos reeds in die vorige hoofstuk aangetoon is, ontleen die Sinodale vergadering sy onmiddellike bevoegdheid aan die wedersydse toestemming van die verskillende kerke of gemeentes wat onder die bepaalde sinode ressorteer. Hieroor is al die gereformeerdes dit eens. Diegene, wat die goddelike reg as grondslag van die Sinodale bevoegdheid ontken, vind die enigste grondslag vir die bevoegdheid in die delegasie van die meewerkende kerke. Laasgenoemdes, soos b.v. F. Rutgers, H. Bouwman, J. Jansen e.a., is geneig om die betekenis van die delegasie vir die Sinodale bevoegdheid heeltemal te oorskat. Die toestemming van die kerke vorm net die konkrete, uiterlike, grondslag van die bevoegdheid van die Sinode. Die *aard* en *omvang* van die bevoegdheid van die Sinode word bepaal deur die dubbele grondslag waarop dit rus, en ons kan geen helder beeld van die werking van die Sinode vorm as ons nie albei sye van die dubbele grondslag gedurig in gedagte hou nie.

As ons alleen die goddelike sy beklemtoon ken ons aan die Sinode 'n eie selfstandige reg, 'n jus proprium toe, om te handel sonder die inagneming van die regte van die plaaslike Kerke — en die gevaar van 'n nuwe hiërargie ontstaan. Beskou ons die delegasie as enigste grondslag, ontneem ons aan die Sinode alle

---

[9]) Sien M. Bouwman, V.O.S., bl. 117—121. Hy noem die name van bekende skrywers soos Maresius, Spanheim, Apollonius, à Marck, von Mastricht, F. Turretinus ens.

gesag om ooit selfstandig in die Naam van die Koning van die Kerk op te tree, waar die belange van die Kerk as geheel so'n optrede noodsaaklik maak. In die volgende paragraaf gaan ons na of dit moontlik is om 'n nugter ewewig te skep.

§ 2. DIE *AARD* VAN DIE BEVOEGDHEID VAN DIE SINODE.

Die Sinode is 'n vergadering van kerke wat saamkom deur middel van hulle afgevaardigdes. Voetius omskrywe die Ringe en Sinode as conventus legitime convocati, constantes ex delegatis plurium ecclesiarum ad negotia et causas ecclesiasticas tractandas atque absolvendas.[10])

Soos ons tevore reeds aangetoon het [11]) moet die afgevaardigdes ook ampsdraers wees. Die aard van die Sinode se bevoegdheid word dus mede bepaal deur die feit dat dit 'n vergadering van gedelegeerde ampsdraers van Kerkrade is.

Die eienskape van die Sinodale mag word deur Voetius behandel in die klassieke passasies IV, 122 en IV, 174—178 wat deur elke skrywer oor hierdie onderwerp aangehaal, maar nie deur almal op dieselfde wyse vertolk word nie.[12])

In eersgenoemde sitaat sê Voetius: „Ita ut potestas haec et autoritas classium aut synodorum ex delegatis constitutarum sit: 1. Non quod ad perpetuam possessionem, sed quod ad exercitium tantum. 2. Et quidem non absoluta sed limitata. 3. Non magistralis sed ministerialis. 4. Non summa sed inferior; si respiciamus omnes ecclesias delegantes, earumve antecessores, si simul convenirent et suffragarentur. 5. Non originalis, sed derivata et delegata. 6. Non tam ex praerogativa jurisdictionis, quam aestimationis et reverentiae." Wat ons as volg vertaal: So dat hierdie mag en gesag van die classes en sinodes, uit afgevaardigdes saamgestel, is:

1. Nie vir voortdurende besit nie, maar slegs vir tydelike uitoefening. 2. En dit nie absoluut nie, maar beperk. 3. Nie heersend nie, maar dienend. 4. Nie die hoogste nie, maar 'n mindere, as ons let op al die kerke wat afvaardig of hulle voorgangers, as hulle tegelyk sou vergader en stem. 5. Nie oorspronklik nie, maar afgelei en gedelegeer. 6. Nie soseer kragtens reg van jurisdiksie as van waardering en agting nie.

Hier word ses belangrike eienskappe van die Sinodale mag genoem:

---

[10]) P. E., IV, 182 „wettig byeengeroepte vergaderings, bestaande, uit afgevaardigdes van meerdere kerke om kerklike sake en aangeleenthede te behandel en af te doen".

[11]) Hoofstuk V., c.f. Voetius, P. E., IV, 194.

[12]) C.f. M. Bouwman, V.O.S., bl. 160 vv.; H. Bouwman, Kerkrecht, bl. 22, 64—65, 128; J. Jansen, De bevoegdheid der meerdere vergaderingen — passim; veral bl.e 15—20; Lohman-Rutgers, Rechtsbevoegdheid, bl. 90 ens.



I. *Die bevoegdheid is tydelik*

Die lede van die vergadering verskyn daar as afgevaardigdes van die enigste permanente bestuurskollege in die kerk, *die kerkraad*, met die opdrag om die werksaamhede waarvoor hulle byeengekom het te verrig. Hulle bevoegdheid eindig met die uiteengaan van die vergadering. Die bevoegdheid word aan hulle gegee slegs vir die duur van die Sinode.[13])

Soos reeds tevore gesê, is die Sinode geen permanente bestuurskollege nie, maar slegs 'n tydelike vergadering. Die feit dat sekere ampsdraers in die Sinode sitting gehad het, gee hulle geen besondere permanente status as Sinodale ampsdraers teenoor die gewone kerklike ampsdraers nie. As die Sinode verby is gaan hulle terug na hulle kerke as gewone lede van hulle kerkrade: sed peracta hac legatione ad societatem et mutuam subordinationem ordinarii sui collegi redeunt.[14])

II. *Die bevoegdheid is beperk*

Voetius verklaar dat die delegate nie hulle gesag mag uitoefen ut scil. non contra scripturam, fundamentales leges Ecclesiasticas, ecclesias et principales suos delegantes ea utuntur,[15]) d.w.s. nie teen die Heilige Skrif, die fundamentele wette van die kerk en nie teen die wens van hulle prinsipale wat hulle afgevaardig het nie. Die gesag is beperk deur: a. Die Heilige Skrif; b. die wette van die kerke; en c. die mandaat wat gegee is.

a. Deur die Heilige Skrif.

Dié beginsel is duidelik. „De synodale bevoegdheid vindt haar grens in de H.S. Komt een synodaal besluit of handeling in strijd met de H.S. dan overschrijdt de meerdere vergadering de grens van haar macht." [16]) Hierdie beginsel is vasgelê in die Dortse Kerkorde: „'t ghene door de meeste stemmen goet gevonden is, sal voor vast ende bondich ghehouden worden. Ten zij dattet bewezen worde te strijden tegen het Woordt Godts." [17])

Die toepassing van die beginsel is egter nie so eenvoudig nie.[18]) Hierdie bepaling van die D.K.O. kom ook nergens in die wetboeke van die N.G. Kerke voor nie.[19]) Ons sou dus kan sê dat hierdie

---

[13]) P. E., IV, 157 .... pro illo tempore, quo synodus celebratur.

[14]) P. E., IV, 157: maar na voltooiing van hulle afvaardiging keer hulle as gewone lede van hulle raad na die kerkverband en onderlinge ondergeskiktheid terug.

[15]) P. E., IV, 122. Naamlik so dat hulle die mag nie uitoefen nie teen die Skrif, die fundamentele kerkelike wette, die kerke en hulle prinsipale wat hulle afvaardig.

[16]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 169.

[17]) D.K.O., art. 31, Biesterveld & Kuyper, bl. 234.

[18]) Vergelyk vorige hoofstuk oor besluite geneem in stryd met Gods Woord.

[19]) Die Enkel Geref. Kerk het die bepaling behou in hulle Kerkorde.

beperking vir die praktiese kerkreg nie geld nie. Tog moet ons aanneem dat die beperking in teorie altans geld aangesien die hele kerkinrigting berus op gehoorsaamheid en onderwerping aan die eise van Gods Woord. Dit vind uitdrukking in die eerste artikel van ons kerkwet: „Die Ned. Ger. Kerk in Suid-Afrika grond hom op die Heilige Skrif, die Woord van God.... ens." [20]) Die oorspronklike artikel van die D.K.O. bepaal dat dit *bewys* moet word dat 'n genome besluit in stryd is met die Woord van God. 'n Sinodale besluit geneem in stryd met die beginsels van Gods Woord is dus nie ab initio *nietig* nie, maar is *vernietigbaar* deur die Sinode self, mits dit bewys kan word tot die bevrediging van die Sinode dat 'n genome besluit strydig is met Gods Woord.

b. Die Wette van die Kerk.

Dit spreek vanself dat die Sinode nie 'n besluit mag neem in stryd met sy eie wette en bepalinge nie. Die Dortse Kerkorde het dit so gestel: 'n besluit van die Sinode is bindend tensy dit geneem word „teghen de Artijckelen in desen Generalen Synodo besloten, soo langhe als de selve door gheen ander Generale Synodo verandert zijn." [21]) So'n besluit geneem in stryd met die wette en bepalinge van die Kerk is ultra vires die Sinode en ab initio nietig. Geen lid van die vergadering of die Kerk is gebonde aan so'n besluit nie. Indien 'n persoon hom op die nietigheid van so'n besluit beroep, sal hy dit moet bewys. As hy dit bewys het en die Kerklike hof gee hom nie gelyk nie, mag hy hom tot die burgerlike Hof wend. Die burgerlike hof is bevoeg om hom te bemoei met die aangeleenthede van die kerk, wanneer die geld die beslissing van die vraag of die optrede en besluite van die Sinode in 'n gegewe geval in ooreenstemming is met die selfaanvaarde wette en bepalinge van die Kerk.[22])

Hierdie bepaling doen natuurlik niks af aan die reg wat die Sinode het om sy eie wette en bepalings te verander nie, maar dan moet die wysiginge, weglatinge of byvoeginge ook geskied langs die konstitusioneel voorgeskrewe weg.[23])

Die Sinode het ook die reg om, wanneer die omstandighede van die saak dit eis, in die belang van die kerk sy eie wette tydelik te suspendeer. Die N.G. Kerke, met uitsondering van Natal, het uitdruklike bepalinge in dié verband. Die Kaapse bepaling lui as volg: „Hierdie wette en verordenings is bindend vir die hele kerk, en daarvan kan alleen deur die Sinode dispensasie verleen word

[20]) K. art. 1; T. art. 1; O. art. 1; N. art. 1.
[21]) D.K.O, art. 31.
[22]) C.f. *Die Kerksaak*, passim en veral bl. 220—221. H. Bouwman, a.w., II, bl. 55—58.
[23]) Sien vorige hoofstuk.



of suspensie geskied." [24]) Die verskil tussen *dispensasie* en *suspensie*, waarvan hierdie artikel spreek, word deur Ds. H. J. Pienaar verduidelik. Dispensasie beteken „die tydelike kwytskelding van een of ander wetsartikel wat deur iemand of deur 'n liggaam onder seer buitengewone omstandighede verbreek geword is. Die Sinode kondoneer dan die onwettige handelwyse." Suspensie weer is „die tydelike opheffing van sodanige artikel om die Sinode instaat te stel om een of ander stap te doen wat in stryd is met die wet." [25]) Dit is 'n reg waarvan versigtige gebruik gemaak moet word. Solank as wat so'n suspendering te doen het met die ouderdom van kerkraadslede of met die verlening van verlof om 'n kind oor sewe jaar te doop, mag dit gaan. Maar wanneer die suspendering betrekking het op 'n saak van 'n meer wesenlike belang, waarmee verskillende partye se belange gemoeid is, soos leerkwessies en tugsake, sou dit nie raadsaam wees om van hierdie reg gebruik te maak nie. Die gevaar bestaan altyd dat een of ander party homself deur so'n optrede veronreg voel en hom dan tot die burgerlike gereg wend.

Die Sinode besit in elk geval geen bevoegdheid om sy wette te suspendeer waar dit die belange van derdes geld, d.w.s. partye, buite die Sinode, aan wie die Sinode deur ooreenkoms gebind is.[26])

c. Die Mandaat.

Eindelik is die Sinodale bevoegdheid ook beperk deur die lasgewing. Die afgevaardigdes op die Sinodale vergadering mag nie iets doen Contra ecclesias et principales suos delegantes nie.

Voetius onderskei tussen 'n algemene lasgewing (mandatum generale et implicitum) en 'n besondere lasgewing (particulare et explicitum.)[27])

Volgens die algemene lasgewing moet die afgevaardigde „de voorkomende zaken getrouwelijk en vromelijk beslissen naar Gods Woord," [28]) terwyl volgens die besondere lasgewing 'n bepaalde saak deur die afgevaardigdes in naam van die afvaardigers op die vergadering voorgestel moet word.[29])

[24]) K. art. 103; T. art. 168; O. art. 122.
[25]) H. Pienaar, *Vrae en Antwoorde*, Kerkbode XXXVIII, bl. 1143.
[26]) So'n ooreenkoms is b.v. die Reglement van die Predikante Pensioenfonds; kontrakte gesluit deur kommissies van die Sinode in opdrag van die Sinode, ens. C.f. H. Pienaar, Kerkbode XXXVIII, bl. 1143.
[27]) P. E., IV, 122.
[28]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 162.
[29]) Voetius, P. E., IV, 188, Q II: De literis mandati, seu de instructione (uti vocant) distinguendum est. Mandatum est vel generale, vel speciale: *illud* est de fideli et pia omnium determinatione; idque ex Verbo Dei. *Istud* est, de particularibus quibusdam nomine suo in consilio proponendis atque urgendis. Aangaande lasbriewe of instruksie (soos hulle dit noem) moet onderskei word. 'n Opdrag is of algemeen of besonder: eersgenoemde geld die getroue en vrome beslissing van alle sake; en dit na Gods Woord. Laasgenoemde geld

Voetius vervolg deur daarop te wys dat die gemeenskaplike belydenis en regeringsstelsel nie verander mag word sonder om die onderskeie kerke vooraf daarin te ken nie. Daarom, sê hy, as ons nie weer 'n nuwe oligargie en biskoplike bewind wil invoer nie, moet ons die gebruik handhaaf om gravamina eers aan die klassis rond te stuur, voordat dit op die Sinode behandel word. Oor dié sake kan die klassis hom dan uitspreek en opdragte aan sy afgevaardigdes gee. Die opdragte kan verskillend wees. Dit mag wees dat hulle geen beslissing neem nie, maar hulle delegate opdra ut auditis aliorum sententiis una cum reliquis synodalibus ex vero et bono definiant, et synodo se submittant,[30]) d.w.s. om die saak in oorleg met die ander lede van die Sinode volgens hulle eie diskresie te beslis.

Die opdrag kan ook meer beslis wees.

Ad gravaminum decisionem determinata suffragia sua scripto consignant classes et per delegatos in synodo proponunt (siquidem tanti·sint); aut saltem consilia conferunt a quibus Delegatis pro re nata et audita sententiarum collatione resilire licet: a determinatis suffragiis non ita, inprimis si negotium sit majoris momenti; nisi post recessum ad classem, et enarratas ibi synodalium sententias atque ampliorem institutionem, illis potestas concedatur omnibus aliis, aut potioribus suffragiis synodalibus se confirmandi.[31])

Die klassis mag dus deur hulle afgevaardigdes advies oor die saak uitbring, maar dit aan die afgevaardigdes self oorlaat om na gelang van omstandighede en op grond van meer inligting op die sinode ontvang, af te wyk van die voorlopige oordeel wat deur die klassis uitgespreek is.

Wanneer die klassis egter 'n bepaalde besluit neem en dit skriftelik opstuur, mag die afgevaardigdes nie daarvan afwyk nie voordat hulle eers weer die klassis geraadpleeg en van hulle verlof ontvang het om hulle aan die oordeel van die Sinode te onderwerp.

besondere sake wat by die beraadslaging in eie naam voorgestel en bepleit moet word.

[30]) P. E., IV, 188. Sodat hulle, nadat hulle die oordeel van ander gehoor het, saam met die ander lede van die sinode beslis volgens wat hulle waar en goed ag, en hulle aan die sinode onderwerp.

[31]) P. E., IV, 124. Die classes stel hulle deur stemming bepaalde oordeel tot beslissing van gravamina op skrif en lê dit deur middel van hulle afgevaardigdes (as daar soveel is) aan die sinode voor; of gee altans raad, waarvan die gedelegeerdes, na gelang 'n kwessie verrys en na aanhoor van die (voorgebringde menings?) mag afwyk: maar nie van die by stemming bepaalde oordele nie, veral nie as dit 'n saak van besonder belang is, tensy aan hulle, nadat hulle na die classes teruggekeer het en na mededeling van die menings van die sinodale lede en na verstrekking van volledige inligtings, die mag verleen is om hulle te vereenselwig met al die ander of met die meerderheid van die sinodale stemme.



Eigentlik is dit volgens Voetius [32]) ongeoorloof om afgevaardigdes 'n mandaat te gee wat hulle belet om saam te beslis oor die saak waarvoor die Sinode uitsluitlik of hoofsaaklik (unice aut principaliter) saamgeroep is.[33]) Dit is in stryd met die doel van 'n Sinode. Anders is dit nie meer 'n Sinode (concilium) nie maar 'n konferensie vir twisgesprekke. M.a.w. as 'n bepaalde klassis nie saamstem met 'n saak wat voor die Sinode dien, mag hulle nie om daardie rede aan hulle delegate opdrag gee om hulle aan die Sinode te onttrek wanneer die saak ter sprake kom nie; of b.v. wanneer die Sinode byeengeroep word om 'n tugsaak te verhoor, mag aan die delegate van die beskuldigde kerke nie opdrag gegee word om hulle aan die vergadering te onttrek nie.

By Voetius vorm die mandat imperatief 'n uitsondering. So stel ook H. H. Kuyper in navolging van Voetius die volgende beginsels i.v.m. mandate vas: „Drieërlei is dus mogelijk. Vooreerst dat de kerken, die afvaardigen, in het geheel geen oordeel uitspreken, maar de beslissing geheel aan de afgevaardigden overlaten. Ten tweede, dat de afvaardigende Kerk wel een voorlopig oordeel uitspreekt, hare deputaten ook in last geeft dit oordeel aan de meerdere vergadering over te brengen, maar het niet bindt bij het uitbrengen hunner stem, in welk geval er alleen een zedelijke verplichting is, om bij het uitbrengen van hun stem niet zonder gewichtige redenen van het oordeel van hun kerk af te wijken. En ten derde, dat de kerkeraad zijn afgevaardigden last geeft, om op de meerdere vergadering niet anders te stemmen dan de kerkeraad besloten heeft, zonder eerst met den kerkeraad ruggespraak gehouden te hebben en van dezen daartoe verlof te hebben ontvangen. Dat een zoo bindend mandaat alleen in gevallen van het meest gewichtig belang gegeven mag worden, spreekt wel vanzelf. Maar het recht om dit te doen, kan op zichzelf aan de kerken niet ontzegd worden." [34])

H. Bouwman is [35]) ook 'n verklaarde teenstander van 'n mandat imperatief. Hy wys daarop dat op die meerdere vergadering meer toeligting oor 'n bepaalde saak gegee sou kan word as wat op die kerkraadsvergadering moontlik was en dat die afgevaardigdes as gevolg daarvan heeltemal anders stem as wat hulle oorspronklik van plan was om te doen. „De kerkelijke vergaderingen

[32]) P. E., IV, 189 q, III.

[33]) So'n onwettige mandaat is aan die delegate van die Classis van Leiden gegee, toe die saak van Casper Coolhaes voor die spesiale Sinode van Haarlem gedien het. Sien H. Bouwman, *Kerkrecht*, II, bl. 130 en bespreking van die geval op bl. 69.

[34]) Uit *Het Ouderlingenblad*, 2e jrg., No. 23, bl. 269, soos aangehaal deur M. Bouwman, V.O.S., bl. 163—164.

[35]) H. Bouwman, a.w., bl. 139—140.

dienen immers juist om elkander van hulp en voorlichting te dienen, en zoo tot eene beslissing te komen. Bij zaken waarin verschil van gevoelens mogelijk is, en ook werkelijk bestaat, komen op die vergaderingen voor- en tegenstanders aan het woord, en door het debat kan het gebeuren, dat de leden der vergadering behoorlijk ingelicht in staat zijn hun stem te bepalen. Daarom kan eene beslissing over eenig punt van het agendum op eene kerkeraadsvergadering nooit anders dan voorloopig zijn." [36])

So ook Rutgers: „Het kan zelfs voorkomen dat een kerkeraad, wanneer alle zijne leden de classe hadden bijgewoond, na het hooren der beraadslagingen aldaar zijn besluit geheel anders dan tevoren zou genomen hebben, en daarom moet het daarvoor genomen Kerkeraadsbesluit als een voorloopige beschouwd worden." [37])

J. Jansen erken ook „toch hebben de kerken zelf in den regel van zulk een imperatief mandaat niet willen weten, omdat de meerdere vergaderingen geen kerkelijke stembureau's zijn, alleen maar om de stemmen der kerkeraden in ontvangst te nemen om uit te maken of de meerderheid voor of tegen een voorstel is maar samenkomsten van kerken, om, na wederzijdsche toe- en voorlichting, met elkander te beraadslagen en zoo tot een gemeenschappelijk besluit te komen, dat voor de kerken van 't meeste belang is." [38])

Die praktyk van die gefedereerde N.G. Kerke stem volkome met hierdie beginsels ooreen. In die algemeen word geen bindende mandaat aan Rings- of Sinodale afgevaardigdes gegee nie. Hulle is net gebonde aan die algemene lasgewing om soos Voetius sê, „alle sake getrou en vroom te beslis volgens die Woord van God." Daarby word die agenda van die Sinodale vergaderinge voor die tyd aan die afsonderlike kerkade gestuur sodat hulle op hoogte kan wees van alles wat voor die Sinode sal dien. Hulle het ook die volste reg om 'n voorlopige oordeel oor enige punt uit te spreek. Dieselfde vind plaas wanneer 'n Kerkraad of Ring 'n beskrywingspunt of voorstel aan die Sinode voorlê. Hier is die afgevaardigde gebonde om die saak voor te dra en te bepleit. Maar as dit vir die afgevaardigdes in die loop van die bespreking duidelik word dat die standpunt wat hulle moet voordra nie die beste in die gegewe omstandighede is nie, het hulle die vryheid om hulle stem te gee aan 'n ander voorstel. Selfs waar die voorstelle betrekking het op die wysiging van die grondslag van die Kerk, [39]) is dit te betwyfel of die opdrag van die Kerkraad aan sy afgevaardigdes as 'n mandat impératief beskou kan word. Die

[36]) H. Bouwman, a.w., bl. 140.
[37]) F. Rutgers, *Kerkelijke Adviezen,* I, bl. 299.
[38]) J. Jansen, a.w., bl. 13.
[39]) Sien Hoofstuk V, bl. 206.



bepaalde artikel [40]) spreek net van „oorweging deur die verskillende kerkrade," maar maak geen melding van enige bindende opdrag wat hulle aan hulle afgevaardigdes gee nie. Inteendeel dit kom ons voor asof in ons kerk in geen enkel geval ooit 'n mandat impératief aan afgevaardigdes gegee mag word nie. Sake van so groot belang, dat dit 'n bindende mandaat vereis, word nie op die Sinode alleen beslis nie, maar by wyse van 'n algemene kerklike stemming deur die kerkrade self, soos b.v. gebeur het in die geval van die voorstel tot Kerkvereniging in 1911. [41])

d. Die Sinodale mag is ook beperk t.o.v. sy *voorwerp.*

Dit mag hom nie onbeperk met alle sake bemoei nie. Hieroor handel ons breedvoeriger in die volgende paragraaf.

### III. *Die bevoegdheid van die Sinode is nie 'n heersende nie, maar 'n dienende*

Die Sinodale mag is netsoos die kerklike mag in die algemeen *bedienend* in die naam van Christus. Dit is die bedienende mag wat Christus aan Sy kerk op aarde gegee het: Ecclesiastica Potestas est jus sacrum ministeriale a Christo capite Ecclesiae concessum, et ordinario modo applicatum, externe se et sua gubernandi ad mutuam aedificationem et salutem. [42])

Dit is: (i) dienend in onderskeiding van die koninklike mag wat deur Christus self uitgeoefen word; [43]) (ii) dienend in teenstelling met die Roomse hiërargie wat in 'n absolute gesagsheerskappy ontaard het; en (iii) dienend in onderskeiding van die dwingende gesag van die owerheid. Voetius sê dat kerklike mag is non vero coactiva externe, quippe quae non habet jurisdictionem cum imperio, sed pure pute ministerialis est. [44])

Maar alhoewel die mag van die Sinode dienend is, moet tog in die oog gehou word dat dit nie daarom van alle *gesag* ontbloot is nie. Voetius handhaaf die beslissende gesag van die Sinode. [45]) Ons kom hierop terug in die volgende paragraaf.

### IV. *Die Sinodale gesag is nie die h o o g s t e nie, maar 'n mindere*

Hierdie eienskap is 'n logiese gevolg van die voorgaande. Die

[40]) T. art. 174 (2).
[41]) Sien Hoofstuk II.
[42]) P. E., I, 117. Die kerklike mag is 'n heilige dienende reg wat deur Christus die Hoof aan sy kerk verleen is en wat sy gewone toepassing vind in die uiterlike regering van die kerk en sy eie sake tot onderlinge stigting en heil.
[43]) P. E., I, 116—117.
[44]) Ibid., maar nie uiterlik dwingend nie, omdat dit geen jurisdiksie met dwingende gesag besit nie, maar bloot suiwer bedienend is.
[45]) P.E., IV, 178 prob. VI. Sien bespreking verder aan.

Sinodale gesag is minder as die mag van Christus. Dit is ondergeskik aan die mag van Christus. Quod sit inferior, non superior aut suprema. Sola enim suprema Potestas Christo reservata est.[46])

Maar verder is dit ook laer of minder in vergelyking met die mag van al die kerke tesame, as hulle in die geheel sou kon vergader en stem. So stel Voetius dit voor.[47]) Die mag van die Sinode is egter beslis nie laer of 'n mindere mag as die van elke afsonderlike kerk van die verband nie.[48])

### V. *Die Sinodale bevoegdheid is nie oorspronklik nie, maar afgelei*

Dit spreek reeds uit wat hierbo behandel is. Die sinodale mag is afgelei uit: (i) Christus as Hoof en (ii) die vrywillige toestemming van die Kerke van die verband.[49])

### VI. *Die bevoegdheid is 'n helpende mag*

Dit hang saam met die bedienende karakter van die Sinodale mag. Voetius sê, soos ons hierbo aangehaal het, dat die mag nie rus op 'n prerogatief van regerende gesagvoering nie maar op onderlinge agting en waardering. In dieselfde stuk verklaar hy verder dat die Sinodale mag bedoel is ad mutua consila et auxilia praestanda, d.i. om onderling raad en hulp te verleen. Hierdie raad en hulp moet egter nie beskou word as bloot van adviserende hoedanigheid nie, soos die Indipendente dit wil, maar daadwerklike beslissende en uitvoerende hulp.[50])

### VII. *Naas dié ses eienskappe, noem Voetius nog die volgende*

a. Die Sinodale mag is 'n op die verband berustende gemeenskaplike mag. Hy spreek van Socialis et communis potestas.[51])

b. Die mag van die Sinode is 'n sekondêre, saamgestelde, verenigde mag: Iis praesuppositis sequiter esse quandam authoritatem ac potestatem synodicam: quae est potestas ecclesiastica orta (non prima), composita seu aggregata (non simplex) ex pluribus particularibus exurgens.[52])

[46]) P. E., I, 122. Omdat dit 'n mindere mag is, nie 'n hoër of die hoogste nie. Want die hoogste kom Christus alleen toe.

[47]) P. E., IV, 122: Non summa sed inferior, si respiciamus omnes ecclesias delegantes, earumve antecessores, si simul convenirent et suffragarentur. : nie die hoogste nie maar 'n mindere, as ons let op die delegerende kerke of hulle voorgangers, as hulle tegelyk sou vergader en stem.

[48]) Sien verdere bespreking hiervoor.

[49]) Sien M. Bouwman, V.O.S., bl. 160—161; Voetius, P. E., 122, 175.

[50]) Sien Voetius, P. E., IV, 134.

[51]) P. E., IV, 155. Sien ook IV, 588 en IV, 134.

[52]) P. E., I, 226. Dit vooropgestel, volg daaruit dat daar 'n gesag en mag van die sinode bestaan, wat 'n kerklike mag is (nie primêr nie), saamgestel of saamgevoegde (nie enkelvoudig nie) wat uit meerdere plaaslike kerke kom.



## § 3. DIE SINODALE BEVOEGDHEID IN VERGELYKING MET DIE VAN DIE KERKRAAD.

Hier het ons te doen met een van die sentrale vraagstukke van die Kerkregering. Dit gaan hier nogeens om die vasstelling van die goue middeweg tussen hierargiese gebondenheid enersyds en indipendentistiese willekeurigheid andersyds. Soos J. Jansen tereg opmerk: „De stroom van ons kerkelijk leven beweegt zich immers gestadig tusschen deze twee klippen door. Wie de eene tracht te ontzeilen, loopt juist gevaar op de andere te stooten." [53])

Sommige van die nuwere kanonisie in Nederland, tot wie ook Rutgers, Jansen, Biesterveld en Kuyper gereken moet word, het juis die fout begaan om te veel na die kant van die plaaslike kerk te neig en die bevoegdheid van die plaaslike kerkraad *bo* die van die meerdere vergadering te stel.

Ons noem 'n paar uitsprake waaruit dit duidelik blyk:

In die *Kerkelijk Handboekje* van Biesterveld en Kuyper lees ons: „De bevoegdheid van de meerdere vergaderingen is altijd zelfs geringer dan die van den kerkeraad, want zij mogen alleen de zaken behandelen die in de mindere vergaderingen niet konden worden afgedaan, terwijl zij vele dingen niet kunnen doen, die alleen door den kerkeraad mogen geschieden zooals censureeren der lidmaten, het beroepen van dienaren des Woords enz." [54])

Rutgers en Lohman sê in hulle meergenoemde werk onder meer dat ons by die klassis of Sinode in vergelyking met die kerkrade slegs 'n „beperkte, bedienende, afgeleide, 'lagere' macht" vind.[55])

J. Jansen beweer: „de macht der meerdere vergaderingen is dus veel *beperkter* dan die van de kerkeraden, niet wat haar *aard*, maar wat haar *omvang* en uitgebreidheid aangaat." [56])

H. Bouwman beweer ook dat „. . . . de macht der meerdere vergadering *beperkt* is. De macht van een Classis of Synode is niet meerder of uitgebreider dan die van de plaatselijke Kerk, maar geringer en beperkter, niet alleen wat haar aard maar ook wat haar omvang aangaat. Slechts een klein deel van de kerkelijke macht kan op de meerdere vergaderingen worden overgedragen." [57])

Al hierdie skrywers baseer hulle gevolgtrekking, dat die mag van die Sinode beperkter of laer is as die van die afsonderlike kerkraad op dieselfde aanhalings uit die Politica Ecclesiastica van

[53]) J. Jansen, a.w., bl. 1.

[54]) *Kerkelijk Handboekje*, bl. XVI.

[55]) *De Rechtsbevoegdheid onzer Plaatselijke Kerken*, bl. 90.

[56]) J. Jansen, a.w., bl. 25.

[57]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 22.

Voetius t.w. IV, 122, en IV, 174—178. Ons sal hulle dus noukeurig moet nagaan. Terwille van lesers wat Voetius nie byderhand het nie, neem ons die betreffende passasies vrywel volledig hier op. Ons bespreek eers IV, 122 wat die gedeelte wat ons hierbo aangehaal het insluit.

Dit lui as volg: In ordine ad ecclesias, potestas illa ex fundamento juris divini ab Ecclesiis circumscripta est, ut scil. non contra scripturam, fundamentales leges Ecclesiasticas, ecclesias et principales suos delegantes ea utantur, sed pro iis. Quod si secus fiat, ecclesiae particulares decreta eorum non recipiunt, nec executioni mandant; sed in medio relinquunt, aut rescindunt; immo si omnibus, aut saltem potioribus suffragiis hoc obtinere possint, novo conventu ex omnibus synedriis (siquidem fieri queat) aut saltem ex aliis delegatis conflato, prioris conventus decreta emendant. Ita ut potestas haec et autoritas classium aut synodorum ex delegatis constitutarum sit. 1. Non quod ad perpetuam possessionem, sed quod ad exercitium tantum. 2. Et quidem non absoluta sed limitata. 3. Non magistralis, sed ministerialis. 4. Non summa, sed inferior; si respiciamus omnes ecclesias delegantes, earumve antecessores, si simul convenirent, et suffragarentur. 5. Non originalis, sed derivata et delegata. 6. Non tam ex praerogativa jurisdictionis, quam aestimationis et reverentiae. Quod ad potestatem omnium ecclesiarum classicalium aut synodalium delegantium, ea nulla alia est, quam juris aeqatorii (non vero rectorii, quale est inter parentes et liberos, dominos et servos, principes et subditos) ad communicationem mutui auxilii, sine laesione libertatis et aequalitatis, quale jus est inter fratres, amicos, collegas, confoederatos, concives.

Ons vertaal dit as volg: „In die reëling aangaande kerke is daardie mag, op grond van die goddelike reg, deur die kerke beperk sodat, wel te verstaan, hulle dit nie mag gebruik in stryd met die Heilige Skrif, fundamentele kerklike wette, teen die kerke en hulle prinsipale wat hulle afvaardig nie, maar in hulle belang. Mog dit anders geskied, dan aanvaar die plaaslike kerke hulle besluite nie en laat hulle nie uitvoer nie, maar laat hulle in die midde, of vernietig hulle; ja hulle wysig die besluite van 'n vroeëre vergadering as hulle dit met algemene stemme of altans met 'n meerderheid van stemme kan verkry op 'n nuwe vergadering saamgestel uit al die kerkrade (as dit kan geskied) of altans uit ander afgevaardigdes, die besluite van 'n vorige vergadering verbeter. So dat hierdie mag en gesag van die classes en sinodes, uit afgevaardigdes saamgestel is: 1. Nie vir voortdurende besit nie, maar tydelike uitoefening. 2. En dit nie absoluut nie, maar beperk. 3. Nie heersend nie, maar dienend. 4. Nie die hoogste nie, maar 'n mindere, as ons let op al die delegerende kerke of



hulle voorgangers, as hulle tegelyk sou vergader en stem. 5. Nie oorspronklik nie, maar afgelei en gedelegeer. 6. Nie soseer kragtens reg van jurisdiksie as van waardering en agting nie. Wat betref die mag van alle klassikale en sinodale kerke wat delegeer, is daar geen ander nie as die van reg van gelykheid (nie van heerskappy nie soos tussen ouers en kinders, here en slawe, vorste en onderdane) tot verlening van onderlinge hulp, sonder daarby die vryheid en gelykheid aan te tas: soos die reg is tussen broers, susters, vriende, kollegas, bondgenote, medeburgers."

Die saak waaroor dit hier gaan is dus gladnie 'n vergelyking tussen die mag van die Sinode en dié van 'n enkele kerkraad nie. Die vraag gaan oor die bindende krag van Sinodale besluite. Voetius beweer in die eerste plek: as dit mag gebeur dat 'n besluit geneem word wat in stryd geag word met die Woord van God of die fundamentele wette van die kerke, dan het die afsonderlike kerke nie die reg om op eie houtjie die besluite te repudieer nie, maar alleen, die Sinode het die reg om die besluit te vernietig of te laat herroep in 'n nuwe vergadering wat bestaan uit al die kerkrade as dit kan gebeur, of tenminste 'n vergadering wat aangevul is met ander afgevaardigdes. Omdat nou die besluite van die een Sinode weer op 'n volgende Sinode verander mag word, en omdat 'n nuwe Sinode saamgestel *kan* word uit al die kerkrade of uit die afgevaardigdes van ander kerke as die wat op die vorige Sinode sitting gehad het, daarom is die aard van die Sinodale mag nie van permanente besit nie, maar alleen van tydelike uitoefening, ens.

Daarom is die mag van die Sinode nie die hoogste nie, maar 'n laere as ons daarop let dat al die kerke *kan* saamkom en stem. M.a.w. die hoogste mag kom nie aan die Sinode, wat maar uit 'n paar afgevaardigdes uit elke klassis bestaan toe nie, maar aan 'n vergadering van al die kerke van die bepaalde ressort. Dit gaan om die hersiening van besluite, en die liggaam wat bevoeg is om die besluite van die ander een te vernietig se mag is hoër as die mag van die „laer" vergadering, wat onderworpe is aan sy uitsprake. Dit is duidelik dat Voetius in hierdie stuk nie beweer dat die mag van die *enkele kerkraad* hoër is as die van die *Sinode* nie, maar dat die mag van *al die kerkrade as geheel*, hoër of groter as die van die Sinode wat bestaan uit afgevaardigdes van Kerkrade.

Wanneer Rutgers die kerkraad *bo* die Sinode stel en beweer dat die Sinode slegs 'n „beperkte, bedienende, afgeleide, 'lagere' " [58]) mag besit is dit duidelik dat hy hierdie sitaat uit Voetius in gedagte

---

[58]) *Rechtsbevoegdheid*, t.a.p., bl. 90.

het maar die gevolgtrekking wat hy daaruit maak is nie te regverdig nie.[59])

Hierdie skrywers, gaan egter verder en beweer met beslistheid dat die mag van die Sinode nie alleen „laer" is as die van die kerkrade nie, maar ook prinsipieel verskillend is in oorsprong, wese, duur en doel [60]) op grond van die volgende sitaat [61]) uit Voetius: V. Probl. An ergo a synodis ad ecclesias illas collectim provocari posset? Resp. Causa si tam gravis et communis sit, revisio postulari et concedi posset ab ecclesiis, peragenda aut ab ipsis in plenis synedriis simul aggregatis, aut ab alias et forte pluribus numero delegatis synodaliter convenientibus, Parkerus loco cit. pag. 129 et seqq." Primo autoritas primarum parochialium Ecclesiarum major est *ratione essentialitatis.... ratio finalitatis.... ratione fontalitatis.... ratione stabilitatis...., ratione necessitatis.*" [62])

Om hierdie aanhaling van Voetius in sy regte perspektief te sien moet ons ook probleem IV bekyk. Daar vra hy: IV. Prob. An major sit autoritas ecclesiarum omnium delegantium, quam omnium delegatorum in classibus et synodis? [63]) Hier stel Voetius direk die vraag of die mag van al die delegerende kerke groter is as die mag van al die afgevaardigdes in die Ring en Sinode. Sy antwoord is: Aff. idque ratione essentialitatis, finalitatis, fontalitatis, stabilitatis, necessitatis, quod sic explicat *Parkerus* in Politia ecclesiastica Christi lib. 3 cap. 13 § 7 cujus verba mox exhibemus.[64])

(Antwoord: Ja, en dit omrede wese, doel. oorsprong, duursaamheid, noodsaaklikheid, wat Parker aldus verduidelik in sy Politia Ecclesiastica Christi lib. 3 c. 13, 7, waarvan ons die woorde straks aangee.)

Hierop volg onmiddellik die reeds genoemde probleem V.

In probleem IV en V het ons weer met dieselfde saak as in IV, 122 te doen. Die vraag hier is of die mag van al die delegerende

[59]) C.f. M. Bouwman, V.O.S., bl. 110; so ook H. Bouwman, a.w., II, bl. 64, 65.

[60]) J. Jansen, *Bevoegdheid*, t.a.p., bl. 15—20. — H. Bouwman, a.w., II, bl. 22.

[61]) P. E., IV, 174, Q V.

[62]) V. Vraag. Of dus van die sinodes in hoër beroep gegaan kan word na dié kerke gesamentlik? Antwoord. As 'n saak van so'n gewig en gemeenskaplike belang is, sou 'n hersiening geëis en deur die kerke toegestaan kan word, wat dan deurgevoer moet word deur hulle self in voltallige kerkrade tegelyk vergader, of deur ander en miskien 'n groter getal van afgevaardigdes in 'n sinode byeengekom. Parker op die aangehaalde plek bladsy 129 en volgende: „Ten eerste is die gesag van oorspronkelike plaaslike kerke groter om rede van wese .... om rede van doel .... om rede van oorsprong .... om rede van duursaamheid .... om rede van noodsaaklikheid."

[63]) IV. Vraag. Of die gesag van alle delegerende kerke groter is as die van alle gedelegeerdes in die classes en sinodes?

[64]) P. E., IV, 173—174, prob. IV.



Kerke *tesame* groter is as die mag van al hulle delegate in die Sinode. Hy antwoord die vraag bevestigend, en omdat dit die geval is, daarom is dit ook moontlik om van die Sinode in beroep te gaan na al die kerke gesamentlik. Waar Voetius vir Parker aanhaal, doen hy dit nie om daarmee te bewys dat die gesag van elke afsonderlike kerk, op homself alleen geneem, groter sou wees as die van die Sinode nie, maar dat al die plaaslike kerke tesame se mag groter is as die van die Sinode.

Om hierdie aanhalings reg te verstaan, verklaar M. Bouwman,[65]) moet ons in gedagte hou dat Voetius hom hier meng in die stryd tussen die gereformeerdes en Indipendente, en dat hy laasgenoemde vir die Sinodale stelsel wil wen. „In IV, 122 reageert Voetius op een betoog door John Davenport gehouden in zijn Apologetical Reply.[66]) Hij probeert dus de bezwaren der gematigde Independenten te ontzenuwen, die deze hadden tegen het presbyteriaal-synodale stelsel. Om dezelfde reden zal hij ook wel in IV, 174—178 het breede citaat uit Parker hebben meegedeeld, wijl deze canonicus bij de Independenten groot gezag bezat. Men mag de bijzondere strekking van deze twee plaatsen niet uit het oog verliezen. Al stemt Voetius in met de kern van Parkers betoog, dat n.l. het gezag der afvaardigende kerken in wezen, oorsprong enz. grooter is dan dat der afgevaardigden in de synoden, zoo wil dit nog niet zeggen dat hij in elk onderdeel van dit citaat met Parker akkoord gaat."

Verder het M. Bouwman, die oorspronklike, waaruit Voetius aanhaal, ook geraadpleeg en verklaar dat Parker in die sitaat wat die aanhaling onmiddellik voorafgaan die saak só stel: „Ita Ecclesiis Parochialibus omnibus potestas etiam major, quam est suarum Synodorum reservanda. Major quidem potestas est Synodi, quam unios alicujus Ecclesiae primae et parochialis; omnes tamen parochiales Ecclesiae Synodis suis majoris sunt: ut quae per novam Synodum rescindere possunt quae perperam sunt a suis legatis, et praeter consensum, sententiam, voluntatem suam stabilita." [67])

Dit kom neer op presies dieselfde as wat Voetius verklaar n.l.:

1. Die mag van die Sinode is groter as die van *één* kerk; [68])

[65]) A.w., bl. 105 vv.

[66]) Bouwman wys op die byna woordelike ooreenkoms tussen P. E., IV, 122 en 'n aanhaling uit genoemde werk. Sien V.O.S., bl. 105 voetnoot (1).

[67]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 106. So is die mag wat aan al die kerke (plaaslike) voorbehou moet word ook groter as die van hulle Sinodes. Groter wel is waar is die mag van die sinode as die een oorspronklike en plaaslike kerk; maar alle plaaslike kerke is groter as hulle sinodes: omdat hulle deur 'n nuwe sinode kan vernietig wat deur hulle gedelegeerdes verkeerd, buite hulle toestemming, gevoele en wil om vasgestel is.

[68]) Sien ook Voetius, P. E., I, 226 qu XXI.

2. Die mag van *al die kerke* van die Sinodale ressort is groter as die van die Sinode.

Ons moet ook in gedagte hou dat die rede waarom dit vir Voetius só noodsaaklik is om nadruk te lê op die feit dat die mag van al die kerke saam groter is as die mag van die Sinode, is omdat die kerke in Nederland nooit 'n Sinode waarop al die kerke verteenwoordig was geken het nie. Hulle sinode was 'n Sinode waarop net 'n paar kerke van elke Ring verteenwoordig was, en dit is dus 'n natuurlike logiese konstruksie om aan te neem dat die besluite van so'n synodus contracta vatbaar is vir hoër beroep op 'n vergadering waarop *al* die kerke van die ressort, so nie deur hulle volle kerkraad nie, dan tog deur twee of meer afgevaardigdes uit elke kerkraad verteenwoordig word.

In die gefedereerde Kerke in Suid-Afrika sou ons van die reg van beroep op die Sinode van 'n besluit deur die Sinodale Kommissie geneem kan spreek as 'n analoë geval, indien die Sinodale Kommissie as selfstandige bestuursliggaam in die kerk gegeld het. Aangesien egter die Sinodes van die Gefedereerde N.G. Kerke alreeds saamgestel is uit afgevaardigdes uit elke kerkraad, mag ons met vrymoedigheid die hoogste gesag in kerklike sake aan ons Sinodale vergaderinge toeken, met uitsluiting van enige verdere beroep. Ons kom dus tot die besluit dat die bevoegdheid van die Sinode, in vergelyking met die van die Kerkraad, nie *laer* is nie, maar hoër, nie hoër in sy aard nie, maar volgens sy graad of rang. M. Bouwman som dit as volg op: „Immers zijn volgens hem (Voetius) de mindere vergaderingen gesubordineerd aan de meerdere. Wel is de particuliere kerk niet gesubordineerd aan eenige bijzondere ambtsdragers (bisschoppen) en evenmin aan eenige bijzondere kerk (cathedraal-kerk). Niettemin staat het volkomen vast, dat de particuliere kerk gesubordineerd is aan de classis waarvan zij deel uitmaakt en evenzoo de classis aan de synode." [69]) M.a.w. die gesag van die Sinode is, in vergelyking met die van die kerkraad, 'n *meerdere* gesag en daarom spreek ons ook altyd van die Sinode liefs as die *meerdere* vergadering, teenoor die Kerkraad as die *mindere*.

Dit bring ons by die tweede kenmerk van die Sinodale mag in onderskeiding van die van die kerkraad t.w. die Sinodale mag is 'n *kumulatiewe* en nie 'n *privatiewe* mag nie. Die gedagte wat Voetius met hierdie twee terme wil uitdruk is die volgende. Wanneer die Sinode se bevoegdheid kumulatief is, oefen die Sinode

[69]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 191; c.f. ook H. Bouwman, a.w., II, 19. Dr. H. Bouwman formuleer dit so: „Men kan spreken van een macht in hoogeren graad, want in en door de uitspraak van zulk een meerdere vergadering spreken alle kerken daar vergaderd haar oordeel uit." C.f. Jansen, Bevoegdheid, bl. 4; hy sê ook dat Sinode nie in *aard* maar wel in graad bo die kerkraad is.



'n bevoegdheid uit, wat aan die plaaslike kerke behoort, sonder om daardeur die plaaslike kerk van sy bevoegdheid te beroof; wanneer die Sinode se mag privatief (berowend) is, ontneem dit alle mag aan die plaaslike kerke. So oefen die Biskoppe onder die Roomse stelsel 'n privatiewe mag uit — die mag wat oorspronklik by die plaaslike kerk berus het, word aan hom beroof en oorgedra aan die Biskoppe.

Paget formuleer dit so: „This government of churches by classes does not *deprive* particular churches and congregations of their liberty and power, but serves to direct and strengthen them in the right use and exercise of their power." [70])

Die gedeelte uit Voetius wat hierby in aanmerking kom lui as volg: „Et haec potestas in ordine ad Ecclesiam quamque particularem intelligenda est non privative, sed cumulative: haut aliter ac Potestas omnium Apostolorum comparata cum Potestate cujusque Apostoli, et Ministrorum in uno Presbyterio comparata cum Potestate cujusque Ministri, et membrorum in uno corpore ecclesiastico comparata cum Potestate ac libertate cujusque membri, et robur decem hominum collectim cum robore, cujusque ex illis decem. Hinc est quod ordinario Potestatem Ecclesiasticam non exerceant supra aut extra Ecclesiam particularem, ne quidquam in ea aut circa eam autoritative exequantur, nisi in negotiis et causis communibus aut in casu provocationis et malae administrationis sive praesumtae sive revera talis." [71])

Dr. H. Bouwman [72]) en J. Jansen [73]) vertaal die eerste sin „et haec potestas in ordine ad Ecclesiam quamque particularem ens." as volg: „En deze macht welke naar de orde aan elke plaatselijke kerk moet worden toegekend is niet beroovend (privative) maar ophopend (cumulative) ens." waardeur hulle wil te kenne gee dat die *Sinodale mag* eintlik aan die plaaslike kerke toekom. Dit skyn ons 'n minder juiste vertaling te wees, en dat die korrekte lesing

[70]) Paget: *A Defence of Church Government* — soos aangehaal deur M. Bouwman, V.O.S., bl. 179.

[71]) P.E., I, 226. En hierdie mag moet met betrekking tot iedere plaaslike kerk reëlmatig verstaan word as nie van berowende aard nie, maar kumulerend: nie anders as die mag van alle Apostels vergeleke met die mag van elke afsonderlike Apostel, en die mag van al die Dienaars in een kerkraad in vergelyking met die mag van elke afsonderlike Dienaar; en die van die lede van 'n kerklike liggaam vergeleke met die mag en vryheid van elke afsonderlike lid; en die krag van tien mense saam vergeleke met die krag van elkeen van die tien op homself. Vandaar dat die sinodes die kerklike mag gewoonlik nie oor of buite die plaaslike kerk om uitoefen nie sodat hulle niks daarin of daaroor met gesag uitvoer nie, behalwe in gemeenskaplike sake en aangeleenthede of ingeval van hoër beroep en van veronderstelde of werklik aanwesige wanbestuur.

[72]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 19.

[73]) J. Jansen, *Bevoegdheid*, t.a.p., bl. 16 & 55.

is: „En hierdie mag moet in betrekking tot iedere plaaslike kerk reëlmatig verstaan word as nie van berowende aard nie, maar kumulerend.... ens. Dit volg tog logies: Die Sinodale mag ontroof nie die plaaslike kerk van sy eie inherente mag nie, maar is die opeenhoping daarvan soos die krag van tien mense in vergelyking met die krag van een.

Volgens die aangehaalde stuk uit Voetius is die aard van die Sinodale bevoegdheid duidelik omskrywe: Dit is 'n ophoping van die mag van die verskillende kerke of gemeentes van die Sinodale verband, en word aangewend om die gesamentlike belange van die kerk te bevorder en bemoei sig oor die algemeen nie met die besondere sake van die afsonderlike kerke behalwe in geval van: 1. Hoër beroep en 2. Wanbestuur, nie.

Dit is geheel in ooreenstemming met die bepaling van die Kerkorde van Dort: [74])

„In meerder vergaderinghe sal men niet handelen, dan t' gene dat in mindere niet heeft afgehandelt konnen worden, ofte dat tot den Kercken der meerder vergaderinghe uit ghemeyn behoort." [75])

Ook waar die Sinode ingryp in die sake van 'n plaaslike kerk ingeval van wanbestuur, is dit nie om die plaaslike kerk van sy bestuursmag te berowe nie, maar juis om die kwaad te weer en uit te suiwer sodat die gewone kerkbestuur weer uitgeoefen kan word.[76]) Hierdie reg van die Sinode om onder die gegewe omstandighede in te gryp in die sake van die plaaslike kerk, word ontken deur die Indipendente en ook tot 'n mate deur sommige van die nuwere gereformeerde kanonisie. Ons kom in die volgende paragraaf hierop terug.

Ons kom tot die besluit dat daar tussen die mag van die Sinode en die van die kerkraad geen wesenlike verskil bestaan nie. In wese word in albei gevalle kerklike mag uitgeoefen in Naam van Christus deur die ampsdraers. Daar is wel kenmerke wat die Sinodale mag onderskei van die mag van die Kerkraad, maar dit geld bykomstige kenmerke en nie die wesenlike aard daarvan nie. Alhoewel die Sinodale mag nie van voortdurende besit, maar van tydelike uitoefening is; nie absoluut nie maar beperk; nie heersend nie maar dienend; en helpend; nie hoogste nie maar minder; nie oorspronklik nie maar afgelei, is dit nogtans 'n saamgestelde, gekombineerde, kumulatiewe mag wat meer in graad en hoër in gesag is as die mag van elke afsonderlike Kerkraad.

---

[74]) Art. 30. Biesterveld & Kuyper, a.w., bl. 234.

[75]) Die bepaling geld nog vir die Enkel Gereformeerde Kerke in S. A. „In meerdere vergaderinge moet alleen behandel word wat nie in die mindere afgehandel kon word nie, of wat by die meerdere vergadering tuishoort." (art. 30, Kerkorde).

[76]) Sien M. Bouwman, V.O.S., bl. 181—183.



§ 4. DIE VOORWERPE VAN DIE SINODALE MAG.

In die vorige paragraaf het ons in die verbygaan daarop gewys dat die Sinode nie 'n onbeperkte mag het om hom te bemoei met al die aangeleenthede van die plaaslike kerke nie. In Hoofstuk V is reeds melding gemaak van die feit dat die Sinode sorg moet dra vir die algemene belange van die kerk. Daarnaas het ons so pas hierbo gevind dat die Sinode hom ook onder sekere omstandighede mag bemoei met die besondere belange van die plaaslike kerke. Die voorwerp van die Sinodale bevoegdheid is dus: 1. die gemeenskaplike sake, en 2. die partikuliere of besondere sake van die kerke onder sekere omstandighede. Voetius verklaar: Objectum correspondentiae et communionis hujus est duplex, negotium scil. commune omnium ecclesiarum, et negotium particulare unius aut quarundam ecclesiarem.[77])

Die gemeenskaplike sake word deur Voetius opgesom as volg: negotia communia quae *partim* media ad communem veritatem, pietatem, eutaxian, pacem promovendam, et communia mala atque adversarios spiritualibus armis (consiliis, collegiis et disputationibus, apologiis et scriptis confessionibus, petitionibus defensionis Magistratum) profligandos; *partim* controversias et causas, de transitu membrorum, de translatione ministrorum ab una ecclesia ad aliam, de contentionibus inter membra diversarum ecclesiarum vicinarum ortis, earum legitima cognitione, et commoda compositione ac reconciliatione, aut eorum castigatione idque per judicia decisiva, et si quae sunt istius generis." [78])

Voetius maak 'n onderskeid tussen die eintlike gemeenskaplike sake wat gaan oor die belange van al die kerke soos die opstelling van 'n belydenis en die algemene sake wat eintlik betrekking het op die belange van sommige van die kerke in die kerkverband, maar wat uit die aard van die saak nie deur die betrokke kerke

---

[77]) P. E., IV, 119. Die voorwerp van hierdie verband en gemeenskap is tweeledig, naamlik 'n saak wat aan al die kerke gemeen is, en 'n besondere saak van een of sommige kerke.

[78]) P. E., IV, 121. Gemeenskaplike aangeleenthede wat betrekking het deels op die middels om die gemeenskaplike waarheid, godsvrug, goeie orde en vrede te bevorder en gemeenskaplike kwaad en teenstanders te oorwin deur geestelike wapens (konsilies, vergaderings, dispute, apologieë en geskrewe konfessies, versoekskrifte om beskerming van die owerheid); deels op geskille en kwessies oor die oorgang van lidmate en die verplaatsing van predikante van die een gemeente na 'n ander, oor geskille ontstaan tussen lidmate van verskillende naburige kerke, die wettige kennisname daarvan, en oor passende skikking en versoening, of hulle bestraffing en wel deur beslissende oordele, en wat daar verder van dié aard is.

In P. E., IV, 119 sê Voetius: „Die gemeenskaplike sake is in elke opsig, en absoluut onderwerp aan die klassikale of Sinodale gesag, want die dinge wat die opbou van al die kerke gemeenskaplik aangaan moet ook deur al die kerke gelykelik versorg en behandel word."

alleen behartig, kan word nie, soos verskille oor grenslyne, die oorplasing van lidmate ens.

Oor die bevoegdheid van die Sinode om hom te bemoei met die sake wat gemeen is aan al die kerke, of die sake wat betrekking het op die onderlinge verhouding van sommige kerke, is almal dit eens. Dit immers is die doel van die kerkverband en die Sinodale vergadering om die gemeenskaplike belange van die gemeentes te behartig.[79])

Dit is egter veel moeiliker om 'n duidelike omskrywing te gee van wat as particularia beskou moet word, en onder watter omstandighede die Sinode hom daarmee mag bemoei. Dit kan hoogstens deur algemene beginsels aangedui word, wat vir hulle toepassing aangewys is op die diskressie van die kerklike ampsdraers in die praktyk van die kerklike lewe.

Waar die gemeenskaplike sake *per se* tot die bevoegdheid van die Sinode behoort, daar behoort die particularia *per se* tot die bevoegdheid van die plaaslike kerke en *per accidens* aan die Sinode.[80])

Wanneer bepaalde omstandighede intree mag die sake wat per se autem primo et ordinario pertinet ad ecclesias topicas [81]) tog deur die Sinode afgehandel word: Negotium particulare ab omnibus ecclesiis aut earum delegatis communiter curari et tractari potest et debet non absolute, sed limitate, in his scil. casibus, 1. In casu insufficientiae; quando scil. impotens deprehenditur ecclesia parochialis ad negotia propria absolvenda. 2. In casu illegitimae et inordinatae administrationis; ubi venienti morbo ab omnibus confoederatis et correspondentibus ecclesiis occurrendum est. 3. In casu praesumtae adminitrationis malae, hoc est, in casu provocationis ejus sive personae sive partis, quae se gravatam conqueritur.[82])

Hier word drie gevalle genoem: onmag, wanbestuur en hoër beroep.

I. *Onmag.*[83])

Voetius onderskei nie skerp tussen die gevalle van onmag en

---

[79]) Dit is reeds vasgelê op die convent v. Wezel 1568, h. 1, 2 en beklemtoon deur die daaropvolgende kerkvergaderinge.

[80]) P. E., IV, 121.

[81]) P. E., IV, 131.

[82]) P.E., IV, 120. 'n Partikuliere aangeleentheid kan en moet, nie absoluut nie maar beperk, deur al die kerke of hulle gedelegeerdes behartig en behandel word en wel in die volgende gevalle: 1. Ingeval van onmag, wanneer naamlik 'n plaaslike kerk nie instaat bevind word om sy eie sake af te doen nie. 2. Ingeval van onwettige of onreëlmatige bediening, wanneer die opkomende kwaad deur al die verenigde en verbonde kerke bestry moet word. 3. Ingeval van veronderstelde wanbestuur, dit is, ingeval van hoër beroep in verband daarmee deur 'n persoon of groep wat kla dat hulle hulle daaroor beswaard voel.

[83]) Voetius gebruik die terme: insufficientiae, casus defectus, casus defectus seu impotentiae (IV, 120, 164, 155). Volgens M. Bouwman reken Voetius tot die casus defectus seu impotentiae „het geval dat men tegen de stroom of heftigheid van hen die ongeregeld wandelen niet op kan". V.O.S., bl. 204.



wanbestuur nie soos uit die volgende voorbeelde blyk: Cum pastor aut pastores, aut membra aliquot (si non pleraque) synedrii, peregrinam doctrinam, aut disciplinam ac potestatem introductum eunt; aut cum vita et moribus improbis luxuriant; aut cum synedrium injuste opprimit ministrum aut ministros, aut aliquot membra ecclesiae, aut cum populus injuste incurrit in pastores aut synedrium, nec monita aut saniora consilia audit; aut cum Magnates quidam (sive membra istius ecclesiae, sive extranei ab ea) injuste incurrent in pastores, aut synedrium; aut cum gravissimi casus decidendi objiciuntur; aut cum gravissimiae et inveteratae contentiones sedandae; aut cum validis adversariis sive haereticis sive persecutoribus spirituali armatura resistendum.[84])

II. *Wanbestuur* (Casus malae administrationis).

Hierdie kwaad kan hom op verskillende maniere voordoen: 1. dit mag wees 'n geval waar die ampsdraers nie langs wettige weg verkies is nie, en hulle dus illegitime (wederregtelik) die bestuur van die gemeente waarneem; of 2. dit mag wees 'n geval van pligsversuim of 3. doelbewuste verontagsaming van verordeninge van die kerk, deur op willekeurige wyse te werk te gaan. In sulke gevalle moet daar gesamentlik opgetree word want die venienti morbo.... occurrendum est d.w.s. die dreigende of opkomende kwaad moet bestry word.

Hierdie gedeelte word deur Dr. H. Bouwman [85]) as volg vertaal: „in geval van onwettelijke en onregelmatige bediening, wanneer in een tijd van *heerschende ziekte* al de kerken, waarmede zij in verband en correspondentie leeft, haar te hulp moeten komen," m.a.w. die onwettelike en onreëlmatige bediening word veroorsaak deur die siekte van lede van die kerkraad ens. en dat dit alleen om daardie rede vir die kerkverband geoorloof sou wees

---

[84]) IV, 133. Vertaling van M. Bouwman, V.O.S., bl. 204: „Wanneer de predikant of de predikanten, of eenige leden (zoo niet de meeste) van den Kerkeraad op het punt staan vreemde leer, of tucht of macht in te voeren; of wanneer zij in bedorven leven of zeden zich te buiten gaan; of wanneer de kerkeraad den dienaar of de dienaren of eenige leden der kerk onrechtvaardig verdrukt, of wanneer de gemeenteleden ten onrechte aanvallen op de predikanten of den kerkeraad, en aan vermaningen en goeden raad geen gehoor geven; of wanneer sommige magnaten (hetzij leden van die kerk of daar buiten staande) ten onrechte aanvallen op de predikanten of den kerkeraad; of wanneer zeer ernstige gevallen ter beslissing zich voordoen; of wanneer zeer ernstige en verouderde veetes moeten worden bijgelegd; of wanneer men met geestelijke wapenen sterke tegenstanders hetzij ketters of vervolgers moet weerstaan."

[85]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 37.

om in te gryp. Ook Jansen [86]) deel dié opvatting dat Voetius hier bedoel dat die gemeente verwaarloos word omdat die predikant en kerkraadslede deur siekte verhinder word om hulle pligte behoorlik uit te voer.

M. Bouwman [87]) verklaar dat dié vertaling van H. Bouwman en Jansen nie aanvaar kan word nie. Ons stem ten volle met hom saam: venienti morbo kan nie hier letterlik as 'n *heersende siekte* vertaal word nie, dit is tog duidelik figuurlik bedoel: *'n opkomende kwaad.*

Voetius sê hier dat daar moet opgetree word teen die kwaad m.a.w. venienti morbo is 'n *datief* en nie 'n *ablatief* soos H. Bouwman dit stel nie. M. Bouwman gee die volgende vertaling: „in geval van een bediening die onwettig is en in strijd met de kerkenordening, als wanneer door al de verbonden en in kerkverband vereenigde kerken tegen de opdringende kwaal moet worden opgetreden," [88]) soos hierbo aangehaal.

III. *Hoër beroep* (casu provocationis).

Hieroor is daar geen verskil van gevoele nie. Die reg van hoër beroep is 'n erkende beginsel van die kerklike lewe.[89]) Soos Voetius verklaar: „Geen kerk sou hierdie reg kan of wil weerhou aan 'n lid of aan 'n goeie deel van die lede, wat hulle self beswaard verklaar, sodat die billikheid van hul saak en handelinge deste duideliker blyk." [90]) Oor die bevoegdheid van die Sinode om te dien as hof van appèl is almal dit eens [91]) maar nie oor die vraag oor watter sake in beroep gegaan word, en oor die aard van die Sinode se uitsprake nie. Ons kom hierop terug.

IV. Behalwe die reeds genoemde gevalle waar die Sinode mag ingryp in die particularia noem Voetius ook nog die volgende:

Wanneer daar geen kerkraad is nie; of ons om een of ander rede met 'n onvolmaakte kerk te doen het; of die kerke in buitengewone omstandighede verkeer.

M. Bouwman [92]) verklaar dat in die bloeityd van die reformasie in tal van Kerke geen Kerkraad bestaan het nie. Vir hierdie geval bepaal art. 39 D.K.O.: 'In die plaetsen daer noch geen Kercken Raedt en is, sal middelertijdt by de Classe ghedaen werden 't

[86]) J. Jansen, *Bevoegdheid, bl. 32.*

[87]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 206—207.

[88]) V.O.S., bl. 207.

[89]) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 41, 43; Art. van Wezel, VII, II; Emden 1571, II, 3; Dort. 1578, Art. 19; Dort. 1618, Art. 31.

[90]) P. E., IV, 155, XVI, sub. 8.

[91]) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 35.

[92]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 276.



ghene anders den Kercken Raedt nae uytwijsen deser Kercken Ordeninghe opgeleydt is te doen,' " en daarom skrywe Voetius: In locis ubi nondum habetur synedrium, interea a classe agentur quae alioquin synodrio agenda secundum ordinem ecclesciasticum imponuntur.[93]) Solank as wat daar nog nie 'n kerkraad is nie, tree die Ring op en behandel al die kerklike sake. Die Ring, of afgevaardigdes namens die Ring,[94]) het dan die reg sowel as die plig om te doen wat anders die kerkraad bevoeg sou wees om te doen.[95])

Onder die onvolkome kerke noem Voetius Claudestina seu sub cruce; turbata; temporaria (navalis scil. Mercatorum et, Militum); inchoata seu in fieri et in prima plantatione aut reformatione; Domestica; Parochialis.[96])

V. Voetius onderskei tussen die ingryping in gevalle van hoër beroep en die gevalle van, wat hy noem, klag of aanklag (casus delationis). In hierdie geval sou ons te doen hê met sake wat nog nie voor 'n mindere bestuur gedien het nie maar *direk* by wyse van klag voor die Ring of Sinode gebring word. Hier word die reg gegee aan persone, wat hulle beswaard voel (se gravatos putabant), om hulle te wend tot die Ring of die Sinode.[97])

VI. Eindelik is daar nog die gevalle van noodsaaklikheid (casus necessitatis).

Dit sluit al die voorgenoemdes in. Wanneer die Sinode oordeel dat dit in belang van die kerk as geheel is om in te gryp in die sake van die plaaslike gemeente, het hy die reg daartoe. In casu necessitatis, et turbato ecclesiae statu, saevientibus scismatis, factionibus oligarchicis, ochlocraticis etc. melius esse, ut directione et autoritate ecclesiarum vicinarum ad commune incendium accurrentium, aliqua maneat ecclesia, quam ut funditus pereat.[98])

[93]) P. E., IV, 115. In plekke waar nog geen kerkraad is nie, word intussen deur die classis gedoen wat die kerklike ordening anders die kerkraad oplê om te doen.

[94]) P. E., III, 449, 450 en M. Bouwman, V.O.S., bl. 271—278.

[95]) Sien Hoofstuk IV. Pligte van Ring teenoor gemeentes.

[96]) P. E., I, 22. Die geheime of onder die kruis; die wat in beroering verkeer; die tydelike (nl. op skepe en in militêre kampe); die wat van lede en van plekke byna voortdurend verander; (nl. staanplekke van handelaars en soldate); die wat in sy begin of wording of in sy eerste stigting of van hervorming verkeer; die huiskerk; die wykskerk. (Hier spreek Voetius o.a. ook weer die Sendingsreg en sorg vir Sendingkerke deur die Sinode duidelik uit.)

[97]) P. E., IV, 156; c.f. M. Bouwman, V.O.S., bl. 208—209.

[98]) IV, 129. Dat ingeval van noodsaak of van 'n toestand van beroering in die kerk weens woedende skeurings, oligargiese of oglokratiese faksies ens. dit beter is dat onder die direksie en gesag van die naburige kerke wat op die algemene brand toeloop, 'n soort kerk bly bestaan liewer as dat dit totaal te gronde gaan.

Immers necessitas naturalis docet, in casu defectus, et extremae necessitatis (ita ut ecclesia dissolvenda esset), sorores et collaterales ecclesias, tanquam membra ejusdem corporis, concurrere posse ad juvandum et curandum membrum male affectum vel restituendo vel abscindendo.[99])

§ 5. DIE SINODALE BESLUITE EN HULLE UITVOERING.

Sinodale besluite is nie almal van dieselfde soort en van dieselfde bindende krag nie. Ons gee hier 'n kort uiteensetting van Voetius se indeling:

In die algemeen onderskei hy tussen:

a. decreta generalia, besluite wat betrekking het op al die kerke van die Sinodale ressort;

b. decreta particularia, besluite wat betrekking het op die sake van 'n bepaalde plaaslike Kerk; en

c. decreta personalia, besluite wat betrekking het op 'n bepaalde persoon of persone.[100])

Al hierdie besluite onderskei hy weer, na die wyse en vorm waarin hulle tot stand kom in decreta facta: Per modum et sub forma:

1. consilii synodici;
2. decisionis seu definitionis;
3. legis et injunctionis synodicae;
4. sanctionis seu legis poenalis.[101])

1. Per modum et formam consilii synodici.

Hier gee die Sinode bloot raad. Dit mag wees oor 'n besondere aangeleentheid wat deur een of ander Kerk na die Sinode verwys is vir advies; of ook waar die Sinode 'n geskil tussen kerkrade minnelik wil probeer besleg. Dit spreek vanself dat so'n advies geen bindende krag besit nie maar net die karakter van responsum prudentium (advies van ervare manne) dra wat bedoel is om die welsyn en opbouing van die Kerk te bevorder.[102])

2. Per modum et formam decisionis seu definitionis.

Dit is besluite met bindende krag vir almal wat daardeur getref word, met die veronderstelling dat hulle hulle daaraan sal hou, as dit volgens reg en konstitusioneel geneem is, en betrekking

[99]) IV, 130. Die natuurlike noodsaaklikheid leer dat as 'n gemeente in so'n toestand van onmag en uiterste nood verkeer, sodat die kerk anders te gronde sou moet gaan, suster- en verwante gemeentes, soos lede van dieselfde liggaam, kan toesnel om te help en vir die swaar aangetaste lid te sorg deur dit te herstel of af te sny.

[100]) P. E., IV, 217.

[101]) P. E., IV, 217—218: deur die wyse en in die vorm: 1. van sinodale raadgewing; 2. van beslissing of bepaling; 3. van sinodale wet of bevel; 4. van sanksie of strafbepaling.

[102]) P. E., IV, 217.



het op algemene sake van leer of lewe, gewetensvrae en hoër beroep.[103])

3. Per modum legis et injunctionis.

Dit is besluite wat betrekking het op die wette en bepalinge van die Sinode waardeur 'n nuwe bepaling gemaak of 'n vroeër een afgeskaf word.[104])

4. Per modum et sub forma sanctionis seu legis poenalis.

In hierdie geval dreig die Sinode met sensuur indien die genome besluit nie uitgevoer word nie. Hierdie sensuur kan bestaan in afhouding van die avondmaal selfs tot ekskommunikasie toe; dit kan ook bestaan in skorsing of afsetting van 'n leraar.[105])

Al hierdie besluite, behalwe die onder 1. is bindend. Hulle is wettige beslissinge van 'n bevoegde liggaam (idque per judicia decisiva) [106]) Voetius handhaaf deurgaans hierdie beslissende mag van die Sinode, veral teenoor die Indipendente. Hy verklaar dat waar daar 'n gesag is die gesag noodwendig definitief moet wees: At ubi potestas, necessario definitiva; alioquin nulla esset potestas, nullus ordo, nulla unio.[107])

Probleme i.v.m. Sinodale besluite:

1. Bind die Sinodale besluite net die kerke van die ressort of ook elke lid afsonderlik?

Op die vraag: Of die kerke, gekombineer in klassis en Sinode, autoritatiewe en besturende mag het oor elke lid van die kombinasie, d.w.s. oor elke afsonderlike kerk en gevolglik in en oor elke lid van elke besondere kerk (consequenter in et supra quodlibet membrum cujusque Ecclesiae particularis),[108]) antwoord Voetius bevestigend, aangesien die een die ander insluit. En op 'n ander plek verklaar hy dat die besluite van die Sinode opgelê kan word aan elke kerk van die ressort, of aan 'n deel daarvan, of aan 'n dienaar of lid daarvan.[109])

2. Wat is die aard van die gebondenheid geskep deur Sinodale besluite?

[103]) P. E., IV, 217—218.

[104]) P. E., IV, 218.

[105]) Ibid.

[106]) P. E., IV, 121: en dit deur beslissende oordele.

[107]) P. E., IV, 179. Waar mag bestaan moet dit noodsaaklik beslissend wees; anders sou daar geen mag, geen orde, geen eenheid wees nie.

[108]) I, 226.

[109]) IV, 227: Sed autoritativam determinationem illis comptere, eamque ecclesiae alicui istius correspondentiae et adunationis, aut parti ecclesiae, aut ministro aut membro istius ecclesiae posse imponere, probatur ex Actor. 15 v. 28. 29. „Maar dat die gesaghebbende beslissing aan hulle toekom en hulle dit aan die kerk van dié verband of gemeenskap, of deel van 'n kerk, of 'n dienaar of 'n lid van die kerk kan oplê word bewys deur Hand. 15, v. 28, 29."

Voetius vergelyk die aard van die verbondenheid wat geskep word deur 'n sinodale besluit met dié wat geskep word deur die besluite van die kerkraad oor die indiwiduele gemeentelede. Op een plek verklaar hy: nullam ecclesiam magis aut ulterius obligari ad decreta approbanda ac recipienda; quam decisiones ecclesiae et synedrii parochialis extra omnem combinationem classicam constituti obligat unumquodque membrum.[110])

Op 'n ander plek argumenteer Voetius dat net soos in die regbank of in die Senaat, of ook in die kerkraad, die besluit van die meerderheid die besluit van die hele vergadering is waaraan almal gebonde is, so is ook die besluite van die Sinode by meerderheidstem die besluit van die hele Sinode, wat al die lede daarvan en so ook al die kerke en hulle lede bind.[111])

M.a.w. die aard van die gebondenheid is dieselfde as die wat geskep word deur die besluite van enige vergadering van gelykwaardige lede, waar die een nie oor die ander heerskappy voer nie, maar elkeen tog onderworpe is aan die gesag van die geheel. Voetius stel dit presies so voor: In omni collegio, et unita soceitate, in omni confoederatione, singula membra cum quovis alio collata suntparia, maar hy moet hom onderwerp aan wat deur almal besluit is: omnium membrorum determinationi subordinari debet.[112])

3. Wanneer Voetius (p. III, L. IV, Tl, C. v)die vraag behandel of die Sinode so'n dwingende bevoegdheid besit om sy besluite op te lê (imponere, injungere) verklaar hy beslis: antecessores Ecclesiasticos mandare et mandandi potestatem habere (dat die kerklike voorgangers beveel en die mag om te beveel besit) Ex synonymo *imponere onus,* quod Synodo Apostolicae (coacta ex Apostolis presbyteris, fratibus) Actor 15. v. 28: Visum est enim Spiritui Sancto ac nobis, *ne quid amplius imponeremus vobis oneris praeter necessaria ista.*[113])

[110]) P. E., IV, 123 dat geen kerk meer of verder verbind word om die beslissings goed te keur en te aanvaar as wat die besluite van 'n kerk en 'n plaaslike kerkraad buite alle klassikale verband staande ieder lid bind. Sien ook P. E., IV, 230—231 waarin hy verklaar dat die vryheid van die plaaslike kerk in Sinodale verband nie meer geprejudiseer word as die vryheid van elke lid in die gemeente nie.

[111]) P. E., IV, 147—148. Soos vertolk deur M. Bouwman, V.O.S., bl. 224.

[112]) P. E., IV, 228: In elke kollege, in elke georganiseerde vereniging, in elke verbond is elke lid afsonderlik, vergeleke met watter ander lid ook, gelyk.... maar daar moet onderwerping wees aan die beslissing van al die lede. Sien ook IV, 178 Quomodo ecclesiae et synedrii particularis decretis se subjiciunt fideles — op welke wyse die gelowiges hulle onderwerp aan die besluite van die kerk en die besondere kerkraad.

[113]) P. E., IV, 788. — Uit die gelykluidende uitdrukking *las* oplê, waartoe die Apostoliese Sinode (bestaande uit Apostels, ouderlinge, broeders) besluit het. Hand. 15, v. 28: Want die Heilige Gees en ons het besluit om verder geen las op julle te lê nie as daardie noodsaaklike dinge. C.f. ook P. E., IV, 163, 178, 218.



Wanneer ander nou sou kom en beweer dat so'n mag om te beveel niks anders as nuwe vorm van papisme is nie, antwoord hy dat so'n bewering voortspruit uit verregaande onkunde: Except. 2. Haec potestas mandandi, quam nos Ecclesiasticis antecessoribus vindicamus, est formaliter et proprie Papismus. Resp. Immo haec exceptio est formalissime et propriissime, crassa et sacra ignorantia.

Reformati secundum Scripturas antecessoribus mandatum et mandandi potestatem ita vindicant, ut non minus auditoribus vindicent, facultatem omnia probandi et quod bonum est tenendi.[114]) M.a.w. die feit dat elke gelowige die gewetensreg behou om die besluite van die Sinode aan Gods Woord te toets ontneem nog nie aan die Sinode die bevoegdheid om gesaghebbend sy besluit op te lê nie.[115])

Eindelik volgens Voetius het die Sinode van Dort niks absurd, papisties of antichristeliks (nihil absurdi, nihil Papistici aut Antichristiani) gedoen toe hulle op grond van die outoriteit wat hulle aan Gods Woord ontleen oor al die lede van hulle kerke (pro autoritate, quam ex Dei verbo in omnia suarum Ecclesiarum membra obtinet), vir hulle in die naam van Christus versoek, gebid, vermaan en *gelas* het om die gesonde leer van die ware saligheid ongeskonde te bewaar nie.[116])

Sommige nuwere kanonisi van die gereformeerde kerk in Nederland wil egter nie weet van hierdie bevoegdheid van die Sinode nie.

Lohman-Rutgers beweer, met verwysing na P.E. IV, 178: „Zoo leert ook Voetius 'dat de Classen en Synoden tegenover de enkele kerk geen afdoende en dwingende macht hebben, doch slechts een afgeleide', zoodat de kerken wel alles moeten aannemen en uitvoeren wat de Synode bepaalt omtrent de leer en andere kerkelijke zaken, doch altijd.... voor zoover de naleving of het dulden daarvan niet strijdt met Gods Woord." En verder: „Gelijk men ziet, berust geheel de band en samenwerking niet op dwang, maar op overleg en overtuiging." [117])

[114]) P. E., IV, 789: Except. 2. Hierdie mag om te beveel, wat ons vir ons kerklike voorgangers opeis, is formeel en eigentlik Papisme. Ant. Waarlik hierdie beswaar is aller formeels en allereigentliks growwe en reine onkunde. Die Gereformeerdes eis in ooreenstemming met die Skrif vir die voorgangers die bevel en reg tot bevel so op dat hulle vir die gemeentelede net so goed die bevoegdheid opeis om alle dinge te beproef en die goeie te behou.

[115]) P. E., IV, 790.

[116]) P. E., IV, 791.

[117]) *Rechtsbevoegdheid,* bl. 39—42.

Is Lohman-Rutgers se vertolking van Voetius hier korrek? Die betreffende gedeelte lui: An classes aut synodi habeant potestatem coactivam, hoc est, ecclesiasticam definitivam; qua possint ecclesiis decreta sua de dogmatis, negotiis, et causis ecclesiasticis imponere, ita ut ea teneantur recipere et executioni mandare, sub poena censurae? Resp. Non habent primam et radicalem, sed mutuatam et delegatam: eamque non absolutam sed hypotheticam, si scil. observatio eorum, aut tolerantia non repugnet verbo Dei. . . . [118])

Dit is tog duidelik dat Voetius nie hier die bestaan van so'n beslissende mag ontken nie, maar die *bron* waaruit dit voortkom en die *perke* daarvan aandui. Wat Voetius sê is dit: Die Sinode het so'n beslissende mag, maar dit kom nie uit homself voort nie, dit word ontleen aan die delegasie; verder mag die Sinode nie die dwingende mag onbeperk uitoefen nie, dit is nie 'n absolute mag nie, maar 'n relatiewe ondergeskik aan die korrektief van Gods Woord. Lohman-Rutgers stel dit egter só voor as sou die Sinode geen dwingende mag hê nie, maar alleen 'n afgeleide. Ook in 'n ander werk waaraan Dr. Rutgers meegewerk het word dieselfde opvatting gehuldig. Wat die plaaslike kerk betref is dit in orde „dat wel advies en raadgeving van buiten daar helpen kon, maar *dat geenerlei dwingende macht* op zulk eene kerk en kerkeraad kon worden uitgeoefend." [119])

Volgens M. Bouwman sou hierdie skrywers beweer: „Overal waar men een hiërarchie heeft, is het zoo dat 'het hoogere bestuur eenvoudig het lagere kan commandeeren'. Maar 'op gereformeerd terrein komt dit niet te pas'. Uitspraken van meerdere vergaderingen met den term: 'wij bevelen en gelasten' zijn niet gereformeerd." [120])

Hierdie opvatting is kenmerkend van die oordrewe beklemtoning van die eie gesag van die plaaslike kerk teenoor die kerkverband. M. Bouwman merk op: „Het mag merkwaardig genoemd worden dat Rutgers die zich toch zoo gaarne op Voetius beroept op dit punt zoo volkomen van den meester afwijk." [121]) Hy verklaar dit op grond van Rutgers se verkeerde interpretasie van IV, 122 [122]) en IV, 178.

[118]) Vertaling: Of die classes of die sinodes 'n dwingende mag besit, dit is, kerklike beslissende: waardeur hulle aan die kerke hulle besluite aangaande geloofswaarhede, sake en aangeleenthede aan die kerke kan oplê so dat hulle verplig is om dit te aanvaar en te laat uitvoer, op straf van sensuur?
Antwoord: Hulle het geen primêre en oorspronklike nie, maar ontleende of gedelegeerde: en nie 'n absolute nie, maar 'n voorwaardelike mag, as naamlik die nakoming en dulding daarvan (van die besluite) nie in stryd is met Gods Woord nie.

[119]) *Korte Verklaringen bij de Kerkenordening*, bl. 150 — aangehaal deur M. Bouwman, V.O.S., bl. 227.

[120]) M. Bouwman, a.w., bl. 227.

[121]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 228.



So ook het G. Vos, die pleitbesorger van die Ned. Herv. Kerkreg, onder die indruk verkeer dat daar van die Sinodale mag onder die Kerkorde van Dort nie gespreek kan word van 'n gebiedende en dwingende mag nie.[123])

Die feit dat 'n Sinode in die reël gewoonlik nie op gebiedende toon spreek nie, neem nog nie weg dat hy wel die bevoegdheid daartoe besit nie. Soos M. Bouwman verklaar: „Men kan Dr. Vos en Rutgers toestemmen dat de synode niet altijd op bevelenden toon moet spreken. Dat wil Voetius niet. Wat dat betreft wijst hij op het voorbeeld van Paulus, die, hoewel hij de vrijmoedigheid had om te bevelen hetgeen betamelijk was, nochtans liever bad door de liefde." [124])

4. Bind die Sinodale besluite al die kerke van die ressort, selfs indien hulle geen delegate gestuur het nie?

H. Bouwman beweer van nee: „Al de kerken behooren op eene classicale vergadering vertegenwoordigd te zijn. Het is wel voorgekomen dat een kerk ontbrak, doch dan moest deze kerk van de afwezigheid rekenschap afleggen, en werd zij vermaand voortaan zich niet meer te onttrekken. Ontbraken er kerken, dan kon een classicaal besluit voor de ontbrekende kerk geen effect sorteeren, vóór deze kerk hare instemming met het genomen besluit had betuigd." [125]) As bewys vir sy standpunt haal hy die geval aan van Casper Coolhaes, predikant van Leiden in die 16de eeu. Ons noem net die volgende feite: In 1582 vergader 'n spesiale Sinode in Haarlem met die uitsluitlike doel om die saak van Coolhaes te ondersoek. Hierdie Sinode besluit om Coolhaes te ekskommuniseer. Die klassis van Leiden, onder wie Coolhaes ressorteer, weier om die beslissing te aanvaar op grond van die feit dat hulle nie op die Sinodale vergadering teenwoordig was nie. Die saak dien later in 1586 in hoër beroep voor die Nasionale Sinode van 's-Gravenhage. Hierdie Sinode het Coolhaes se vonnis opgehef nadat Coolhaes sekere toegewings gemaak het. Hierdie vonnis sou nou volgens H. Bouwman vir Leiden kerkregtelik in die gelyk stel teenoor die partikuliere Sinode van Haarlem „zoo al niet formeel, dan toch metterdaad." [126]) Dit is vir ons nie duidelik hoedat hy tot hierdie slotsom kom nie. Die eerste wat ons opval is die feit dat Leiden *opsetlik* afwesig was van die Sinode in Haar-

[120]) Sien bespreking hierbo op bl. 260 e.v.

[123]) G. J. Vos Az., *De Tegenwoordige Inrichting der Vaderlandsche Kerk*, 1884, bl. 173—174.

[124]) T.a.p., bl. 229.

[125]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 129.

[126]) Ibid., bl. 131.

lem. Bouwman deel ons self mee „de lastbrief van Leiden hield in, dat, indien men de excommunicatie van Coolhaes wilde doorzetten, de gedeputeerden van Leiden niet zouden medewerken." [127]) So'n mandaat was reeds ultra vires.[128]) Maar verder, toe die saak later voor die nasionale Sinode dien, is die vonnis teen Coolhaes opgehef, nie op grond van 'n verkeerde of onwettige beslissing deur die Sinode van Haarlem nie, maar op grond van nuwe feite (dat Coolhaes sekere vorige beweringe terugtrek) wat voor hulle gedien het.

Waarskynlik is H. Bouwman in hierdie voorstelling gelei deur dieselfde wyse van voorstelling wat ons vind by Rutgers in sy referaat oor „De geldigheid van de Oude Kerkenordening." Daar beweer hy in 'n voetnoot op bls. 19—20: „Trouwens, alle meerdere vergaderingen hadden datzelfde karakter; ook de classen, en de particuliere en provinciale Synoden. En daarom werd bij alle die vergaderingen aan de geloofsbrieven zooveel gewicht gehecht: gelijk ook om dezelfde reden altijd noodzakelijk geacht werd, dat er geen verzuim zou zijn in de afvaardiging naar de meerdere vergaderingen, waardoor eene Kerk of Classe of particuliere Synode zou kunnen geacht worden, *daar niet te zijn tegenwoordig geweest*" (ek kursiveer). Hy gaan dan voort en noem ook die geval Coolhaes met dieselfde gevolgtrekking.[129])

Hierop antwoord M. Bouwman: „Ik acht haar niet aanvaardbaar. Zoowel de Nederlandsche als de Fransche nationale Synoden dachten er anders over." [130]) Hy gaan voort om verskillende gevalle aan te haal uit die handelinge van die Nederlandse sinodes van Emden 1571, Dordrecht 1578, Middelburg 1581, Dordrecht 1574 waaruit blyk dat besluite van die vergadering ook gegeld het vir kerke wat nie teenwoordig was nie. So het ook die Franse sinode van Orleans in 1562 besluit „dat haar vergadering den naam en het gezag zou hebben van een generaal Concilie van de afgevaardigden van dit koninkrijk nonobstant l'absence de plusiers des dits Deputes.[131]) Die Nederlandse Kerke (gereformeerd) in Engeland het bepaal „All the Churches Members of the same Synod, *whether they be present of absent*, shall stand to the determination of the Synod." [132])

In hierdie verband laat Voetius sy stem nie onduidelik hoor nie. Hy verklaar dat die Sinode diegene wat sine justa causa concilia

[127]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 130.
[128]) C.f. Mandat imperatief hierbo. Voetius, P. E., IV, 189, Q IV.
[129]) Sien verder hieroor M. Bouwman, V.O.S., bl. 230 voetnoot 1 en bl. 389 vv.
[130]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 230.
[131]) T.a.p., bl. 231.
[132]) T.a.p., bl. 232.



declinantes aut ea ad tempus deserentes,[133]) moet sensureer. As bewys haal hy vir Zepperus en Hyperius, beroemde teoloë van die Oud-Christelike Kerk, aan.[134]) As die besluite van die Sinode die afwesige lede nie bind nie, sou die Sinode ook geen reg gehad het om sensuur op hulle toe te pas nie.

Ons mag dus beslis beweer dat Sinodale besluite ook die afwesige lede van die ressort bind.[135])

5. Mag die Sinode ingeval van ongehoorsaamheid persoonlik sy besluite in die plaaslike kerk gaan uitvoer?

Ons het hierbo reeds gesê dat die Sinode die reg het om sy besluite aan die gemeentes onder sy ressort op te lê en hulle te beveel om dit uit te voer. Maar het die Sinode ingeval van weiering, die reg om die besluite uit te voer.

By Voetius bestaan hieroor geen twyfel nie. Waar hy die uitvoering van Sinodale besluite bespreek verklaar hy: Die kerklike uitvoering bestaan: In designandis et deputandis synedriis, aut ministris, aut senioribus, sive in synodo praesentibus, qui classi aut synedrio alicui nomine synodi agenda denuntient, aut in exercitio censurae assistant, aut publice in ecclesia aliqua synodalem sententiam promulgant, aut promulgari curent etc.[136])

Saam met M. Bouwman kan ons hieruit konkludeer „dat volgens Voetius de synode niet maar de bevoegdheid heeft om besluiten te nemen, om nu voorts bij de uitvoering daarvan geheel afhankelijk te zijn van den goeden wil der mindere vergadering, maar dat zij ook zelf de bevoegdheid heeft om haar eigen besluiten uit te voeren door haar deputaten." [137])

Op grond van wat hierbo bespreek is, moet ons aanneem dat hierdie bevoegdheid nie net ten opsigte van die gemeenskaplike sake geld nie, maar ook ten opsigte van die particularia. In die sitaat hierbo word duidelik gesê dat die Sinode deur sy deputate die besluite van die Sinode gaan meedeel (dit kan betrekking hê op die communia sowel as op die particularia), maar hulle kan ook hulp verleen in die uitoefening van die tug, of openlik in die kerk 'n Sinodale vonnis afkondig of laat afkondig. Dit spreek van-

[133]) P. E., IV, bl. 203. Sonder wettige rede sinodes vermy of ontydig verlaat.
[134]) C.f. Zepperus, Pol. Eccl. lib. 3 c 4 en Hyperius, Opuscula Theol., p. 790, 811.
[135]) Sien ook vorige hoofstuk § 3 — Verbreking van die Kerkverband.
[136]) P. E., IV, 218—219, in die aanwys en deputeer van kerkrade, of predikante of ouderlinge, — onverskillig of hulle in die sinode aan- of afwesig was, — wat aan die classis of kerkraad uit naam van die sinode moet aansê wat hulle moet doen, of wat hulp verleen by die uitoefening van tug, of openlik in 'n kerk 'n sinodale vonnis moet afkondig of vir die afkondiging moet sorg ens.
[137]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 236.

self dat laasgenoemde sake onder die particularia van die besondere kerk val.

Op die plek waarin Voetius handel oor die kumulatiewe mag van die Sinode [138]) verklaar hy ook: „Vandaar is dit dat hulle (die Sinode) gewoonlik die kerklike mag nie oor, of buite die plaaslike kerk om, uitoefen nie en dat hulle niks in hom of in verband met hom gesaghebbend uitvoer nie, behalwe in sake en aangeleenthede van gemeenskaplike aard, of in geval van hoër beroep en wanbestuur wat of vermoed word, of aanwesig is."

M. Bouwman [139]) verwys na 'n drietal voorbeelde wat Voetius noem van gevalle waar die Sinode sy besluite aan die partikuliere kerk „ten uitvoer te leggen gaat" n.l.:

1. In die geval van wanbestuur in die plaaslike kerk. As dit noodsaaklik blyk om die kerk te hulp te kom deur aan hulle 'n predikant te leen, mag die Sinode so'n lening aan die kerkraad voorskrywe. En as die kerkraad talm mag so'n lening deur die Sinode of classis self besorg word: (commodatio a synodo decerni et synedrio praescribi posset; aut si synedrium tergiversetur, ab ipsa synodo, aut a classe immediate curari.[140])

2. Wanneer die enigste dienaar of albei, of 'n groot deel van die kerkraad of van die gemeente gesensureer moet word en die vonnis in geval van hoër beroep of van wanbestuur, nie deur die kerkraad nie, maar deur die klassis of sinode gevel is, meen Voetius dat dit die beste is om die vonnis te laat afkondig deur die predikant van 'n ander gemeente, wat sonder die besluit van die kerkraad deur die klassis of sinode daartoe gemagtig is.[141])

3. Die Sinode is ook bevoegd om 'n vonnis van ekskommunikasie, wat deur die Sinode uitgespreek is oor die meerderheid van die gemeentelede of oor al die gemeentelede saam met die Kerkraad omdat hulle „desperaat" korrupt is, in die gewone plek van samekoms deur sy deputate formeel af te kondig. As die kerkraad en gemeentelede hulle daarteen verset, moet die vonnis in al die kerke van die bepaalde kerkverband afgekondig word.[142])

J. Jansen sowel as Rutgers en Lohman dink daar anders oor. J. Jansen beweer dat „de daad der excommunicatie een uitoefening van de sleutelmacht is, welke door de ambtsdragers der

[138]) Voetius, P.E., I, 226. Sien bl. 264 hierbo.
[139]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 237.
[140]) P. E., III, 671.
[141]) P. E., III, 871. Sien M. Bouwman, V.O.S., bl. 312, v.v., § 4.
[142]) P. E., I, 227: Quod si potior pars Populi, immo omnes et singuli una cum Synedrio desperate corrupti sint.... aut in loco et coetu ordinario sententia excommunicationi per delegatos Synodi seu Classis in forma pronuntianda est; aut anathema in omnibus Ecclesiis ejusdem correspondentiae promulgandum;..... (Vir vertaling sien verderaan.) C.f. ook P. E., IV, 891.



plaatselijke kerk moet geschieden. Wel kan de meerdere vergadering er last toe geven, maar de uitvoering d.i. de eigenlijke daad moet door en in de plaatselijke kerk geschieden. Alleen in bijzondere gevallen, b.v. als de Kerkeraad weigert de excommunicatie en de afzetting van het ambt uit te voeren, of daarin door de overheid wordt verhinderd, is zulk een excommunicatie wel op last van een Synode door een dienaar in een andere kerk geschied." [143]) Die voorbeeld van hierdie „zeldzaam voorkomende uitzondering" [144]) is die van Coolhaes wat as gevolg van die verset van sy eie kerk in die kerk in Haarlem geekskommuniseer is.

So oordeel ook Lohman-Rutgers dat die Sinode nie die reg het om 'n ekskommunikasievonnis self te voltrek nie, maar as daar nog 'n gesonde deel van die gemeente oor is dat „door dit gedeelte de eigenlijke excommunicatie geschiedt, en de synode alleenlijk leiding geeft, en als zulk eene kerk geheel bedorven is, de Synodale excommunicatie niet formeel is, maar eene daarvoor in de plaats komende handeling, waarbij het anathema aangekondigd wordt, met opzegging van den vrede, van de broederschap en van de speciale Synodale correspondentie." [145]) Later som hulle hulle argument só op: [146]) „Wel mag de classis of synode kerkeraadsleden ontzetten van hun ambt zoolang de kerk in het verband staat" — (mits die uitvoering van dié afsettingsvonnis natuurlik deur die gesonde deel van die plaaslike kerk uitgevoer word) „maar als de kerk dat vonnis niet erkent, verblijft aan de gezamentlijke Kerken geen ander verweermiddel dan om deze kerk van het verband af te snijden." M.a.w. omdat die Sinode nie die bevoegdheid het om sy vonnis te voltrek tenspyte van die verset van die skuldiges nie, moet die hele kerk (gemeente), die onskuldiges saam met die skuldiges, afgesny word! Dit kom ons voor as 'n veel onbilliker optrede as wat Voetius voorstaan om die bevoegdheid van die Sinode te erken, om teen die wil van of sonder die toestemming van die plaaslike gemeente die vonnis teen die skuldige lede daarvan te laat voltrek.

Waar Rutgers en Lohman beweer dat die ekskommunikasie voltrek moet word deur die oorblywende gesonde deel van die gemeente het hulle blykbaar in gedagte 'n sitaat uit Voetius I bl. 226—228 q XXII. Dit gaan hier veral om die volgende: Ulterius ergo respondendum totum Synedrium cum et coram potiori parte populi siquidem ad se redeat in forma excommunicari posse, prae-

[143]) J. Jansen, *Bevoegdheid*, t.a.p., bl. 23.
[144]) T.a.p., bl. 24.
[145]) *Rechtsbevoegdheid*, t.a.p., bl. 32 voetnoot.
[146]) T.a.p., bl. 179.

eunte directiva Potestate Synodi, quae etiam per suos delegatos Ecclesiae illius particularis (omnibus scil. Antecessoribus in hoc actu destitutae) defectum supplebit.

Dit gaan hier om die probleem van wat gedoen moet word indien 'n gemeente, of 'n groot deel daarvan, wat gedwaal het tot inkeer kom, maar die kerkraad volhard in sy dwaling.

M. Bouwman vertaal dit as volg: „Derhalve moet verder geantwoord worden, dat de geheele kerkeraad met en ten overstaan van de meerderheid der gemeenteleden, indien zij althans tot inkeer komen, formeel kan geëxcommuniceerd worden, onder leiding van de besturende macht der Synode, die ook door háár gemachtigden in het gebrek van die particuliere kerk (die immers bij deze handeling geheel van ambtsdragers verstoken is geraakt) zal voorzien." [147])

Die gedagtegang is duidelik: Die ekskommunikasie word verrig nie *deur* die gesonde deel van die gemeente nie, maar *in teenwoordigheid van (coram)* die gemeente onder leiding van die besturende mag van die Sinode, (praeeunte directivâ potestate Synodi) m.a.w. deur die *Sinodale deputate* (per suos delegatos) wat voorsien in die behoefte van die plaaslike kerk. D.w.s. die Sinodale deputate neem tydelik op hulle die pligte, wat die gemeente self nie kan waarneem nie, vanweë die feit dat hulle orgaan (die kerkraad) korrupt is. Die stelling van Rutgers en Lohman berus nie alleen op 'n verkeerde interpretasie van hierdie sitaat nie, maar dit bots ook met die erkende kerkregtelike reël dat 'n gemeente as sodanig geen kerkregtelike handelinge mag verrig nie. Die gemeente is immers die *principium quo* van die kerklike mag, terwyl die kerkraad die *principium quod* is. In hierdie besondere geval tree die Sinode deur sy deputate as principium quod op totdat die normale orde weer herstel kan word. Die aandeel van die gemeente (die gesonde deel altans) is die van approbasie.[148])

Die tweede deel van Lohman-Rutgers se aanhaling „en als zulk een kerk geheel bedorven is, de Synodale excommunicatie niet formeel is, maar eene daarvoor in de plaats komende handeling waarbij het anathema aangekondigd wordt, met opzegging van den vrede, van de broederschap en van de speciale Synodale correspondentie," [149]) is gebaseer op die plek in die P.E. wat onmiddellik op die hierbogaande volg.

[147]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 344.

[148]) Sien ook J. Jansen, t.a.p., bl. 56, wat dieselfde interpretasie van hierdie gedeelte gee as Rutgers; en M. Bouwman, V.O.S., bl. 346 wat dit weerlê.

[149]) A.w., bl. 32. C.f. ook J. Jansen, a.w., bl. 56—57.



Voetius verklaar: Quod si potior pars populi, immo omnes et singuli una cum Synedrio desperate corrupti sint et consequenter excommunicationem mereantur, aut in loco et coetu ordinario sententia excommunicationi per delegatos Synodi seu Classis in forma pronuntianda est; aut anathema in omnibus Ecclesiis ejusdem correspondentiae promulgandum; aut privative et implicite saltem (cum aliter fieri nequit aut non expedit) anathemizandi; hoc est communioni eorum renuntiandum, atque ab ea abstinendum: aut insuper positive per literas, aut delegatos anathema ipsis denuntiandum.[150])

Dit gaan hier om die geval waar die gemeente saam met die kerkraad geëkskommuniseer moet word. Ons het dit reeds hierbo aangegee.

1. Die vonnis moet deur Sinodale deputate in die gewone plek van samekoms afgekondig word; of
2. in al die kerke van die Sinodale ressort afgekondig word; of
3. die kerklike gemeenskap moet met hulle verbreek word, indien dit nie gevoeglik op die reeds genoemde maniere kan geskied nie.
4. Hulle kan skriftelik of deur afvaardiging van die ban in kennis gestel word.

Voetius verklaar verder dat van hierdie vier metodes die eerste een nie passend is nie, aangesien diegene, wat ge-ekskommuniseer moet word, nie sal verskyn nie of die plek van samekoms tydens die afkondiging mag verlaat. Om hierdie rede moet liefs die laaste drie metodes tegelyk of afsonderlik toegepas word. Onmiddellik hierop laat Voetius volg: Quomodorumque autem ista ad maximam aedificationem executioni mandentur, manet tamen aliqua Potestas non tantum dirigendi excommunicationem et praeformandi sententiam excommunicationis, hoc est autoritate Synodali statuendi ac perémptoris judicandi, sed etiam in forma exequendi, et excommunicandi, aut saltem illud agendi, quod analogice aequipollet excommunicationi.[151])

[150]) Vertaling van M. Bouwman, V.O.S., bl. 346: Byaldien de meerderheid der gemeenteleden, ja allen en een iegelyk samen met den kerkeraad hopeloos verdorven zyn, en bygevolg de excommunicatie verdienen, moet of ter gewoner plaats en samenkomst het vonnis der excommunicatie door gemachtigden der synode of der classis met het formulier van den ban afgekondigd worden; of het anathema moet in alle kerken van hetzelfde ressort afgekondigd worden; of zy moeten althans beroovenderwyze en implicite (als het op andere niet of niet gevoeglyk geschieden kan) geanathematiseerd worden, dit is men moet de gemeenschap met hen verbreken en zich van de gemeenschap met hen onthouden; of bovendien moet positief door brieven of door gemachtigden hun het anathema worden aangezegd.

[151]) P. E., I, 227. Vertaling van Bouwman, bl. 349: Op welke wijze echter die tuchtmiddelen ook ten uitvoer gelegd worden, zooals meest strekt tot

Hier verklaar Voetius dus die direk teenoorgestelde van wat Rutgers beweer. Die aanhaling wat Rutgers uit Voetius gee, kom aan die einde van die stuk voor en lui volledig as volg: Qui ergo nobiscum agnoscunt Potestatem regiminis et correspondentiae Synodicae (uti facit doctissimus Theologus, qui dubium hoc movit) non possunt non iisdem Synodis tribuere excommunicationem, si non formalem, saltem vicarium ejus actum denuntiandi anathema et repudium pacis, fraternitatis, specialisque correspondentiae Synodicae explicite aut implicite, aut utroque modo. Videmus ergo haec similiaque dubia non debere apud prudentes et pios rerum arbitros impedire constitutionem aut susceptionem Politiae Synodico-presbyterialis.[152])

Bouwman wys daarop, soos ook duidelik uit hierdie sitaat blyk, dat Voetius in die hele stuk besig is om te argumenteer met die Indipendente, en die Gereformeerde stelsel vergelyk met hulle opvattings. Hy verklaar dat as Rutgers hierdie aanhaling gebruik om Voetius se standpunt daarmee weer te gee dit heeltemal foutief is. „Rutgers geeft zijn (d.i. Voetius se) bedoeling hier niet juist weer. In het voorafgaande heeft Voetius herhaaldelijk verklaard, dat de synoden formeel excommuniceren mogen, hoe zou hij dan terstond daarop hiermee volkomen in strijd de synodale excommunicatie een informeele noemen, een actus vicarius, een daad van oneigenlijke censuur? Niet Voetius kent aan de synoden een informeele excommunicatie toe, maar de Independenten, wier opvatting hij hier weergeeft." [153]) Met hierdie uiteensetting kan ons saamstem, sowel as met Bouwman se slotsom: „Logisch concludeerend betoogt hij, dat de Middle-way-men,[154]) indien zij consequent zijn aan de synoden de formeele excommunicatie in geval van wanbestuur wel moeten toekennen — dat is Voetius' standpunt —, maar indien zij daartoe niet komen kunnen, dan althans moeten zij toestemmen, dat de synode oneigenlijke tucht oefenen kan." [155])

M. Bouwman is nie die enigste kerkregtelike skrywer wat die standpunt van Rutgers, Jansen, Lonkhuizen [156]) e.a. weerlê nie, maar ook H. Bouwman word gedring tot die volgende betekenisvolle erkentenis: „De wijze waarop Prof. Rutgers in het boek, door hem met Prof. Lohman geschreven citaten van Voetius aanhaalt in de bestrijding van Dr. H. G. Kleyn, heeft aanleiding tot misverstand gegeven, zoodat licht de indruk kon gevestigd worden, alsof de synode nooit zelfstandig met de tucht optreedt tegen Kerkeraadsleden ook wanneer een geschil organisch naar de meerdere vergadering is gebracht. Daardoor gold langen tijd in de gereformeede kerken als algemeen gevoelen dat de synode wel autoriteit bezat, maar niet in dien zin dat zij in buitengewone gevallen de macht bezat om predikanten en kerkeraadsleden af te zetten en dat vonnis ook uit te voeren. De synode kon in een kwestie uitspraak doen, maar de uitvoering daarvan moest zij overlaten aan de plaatselijke kerk, of de classis in verband met de gemeente. Ook ik heb, evenals Prof. H. H. Kuyper, afgaande op het gezag van Prof. Rutgers, meermalen in dien geest geadviseerd. Doch door de nadere bestudeering van de canonici, vooral van Voetius, en van de handelingen der synode ben ik tot het inzicht gekomen, dat deze voorstelling niet juist was, en eenigszins independentistisch gekleurd, en de autoriteit der meerdere vergaderingen niet genoegzaam tot haar recht liet komen." [157])

Met so'n uitspraak voor ons mag ons met vrymoedigheid die volle selfstandige ekskommunikasiereg van die Sinode oor die plaaslike kerkraad en, desnoods, gemeente, erken en beklemtoon ook vir die gefedereerde N.G. Kerke in Suid-Afrika.

6. Nog een vraag moet beantwoord word: Het die Sinode, ingeval van hoër beroep, die reg om die besluite van die mindere vergadering wat die saak in 'n vorige instansie behandel het, te vernietig?

Dit vloei uit die voorgaande voort. Mens sou dink dat, aangesien die sinode die reg het om sy genome besluit selfs binne die gebied van jurisdiksie van die laer instansie uit te voer, dit haas vanself spreek dat die Sinode die reg het om die vorige besluit wat deur die mindere instansie geneem is te vernietig, of te kasseer soos dit volgens kerkregtelike gebruik heet.

stichting der kerk, er blijft toch (voor de synode) een macht niet slechts om de excommunicatie te dirigeeren en het banvonnis te praeformeeren, dit is, om (dit) met synodaal gezag vast te stellen en definitief een oordeel uit te spreken, *maar ook om haar in forma uit te voeren* (kursivering van my), en om te excommuniceeren, of althans dat te doen, dat analogice dezelfde kracht heeft als de excommunicatie.

[152]) Vertaling van M. Bouwman, V.O.S., bl. 352. Zy die derhalve met ons de macht der synodale regeering en der synodale verbinding erkennen (zooals de zeer geleerde theoloog doet, die dit bezwaar geopperd heeft) moeten wel aan diezelfde synoden de excommunicatie toekennen, zoo niet een formeele dan tog een de excommunicatie vervangende handeling bestaande in het aankondigen van het anathema en het verbreken van den band des vredes, der broederschap en van de byzondere synodale verbinding, uitdrukkelyk of implicite, of op beide wyzen. Wy zien dus dat deze en dergelyke beswaren voor verstandige en vrome deskundigen geen beletsel moeten zyn, om over te gaan tot de instelling of de aanvaarding van de presbyteriaal-synodale kerkregeering.

[153]) T.a.p., bl. 352.

[154]) Dit was 'n groep gematigde indipendente. — Sien M. Bouwman, V.O.S., bl. 335 vv.

[155]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 335 vv.

[156]) Sien M. Bouwman, a.w., bl. 345—352 en H. Bouwman, a.w., II, bl. 67—83.

[157]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 80.

Dit verbaas ons egter nie, om te vind dat dieselfde persone, wat die reg van die Sinode om sy besluite so uit te voer ontken, heeltemal logies ook die reg van kassasie ontken.

J. Jansen beweer b.v.: „Wanneer nu een meerdere vergadering in geval van appèl een besluit van een mindere vergadering ongegrond verklaart, zegt zij niet: *wij bevelen en gelasten u het te vernietigen,* maar geeft zij daarvan kennis met opgave van de gronden, waarop haar oordeel rust, met het dringend verzoek of den ernstigen raad, het zelf ongedaan te maken; en met de mededeeling, dat het voor de andere kerken geen effect kan hebben." [158]) Die enigste remedium wat Jansen kan gee aan die Sinode ingeval van weiering van die plaaslike kerk om self sy besluit te vernietig, is om so'n kerk af te sny uit die verband, of hom minstens met afsnyding te dreig.[159])

H. Bouwman ken meer bevoegdheid aan die Sinode toe, maar wil ook nie van 'n ongekwalifiseerde kassasiereg weet nie.

Hy stel die saak só voor: „De meerdere vergadering spreekt zoo noodig uit, dat de uitspraak onjuist was, geeft de gronden daarvoor aan, en verzoekt aan de mindere vergadering de zaak opnieuw in behandeling te nemen, terwijl zij in zulk een geval haar uitspraak gaat ondersteunen door deputaten, die bij de mindere vergadering het besluit der meerdere vergadering toelichten, en de mindere vergadering ondersteunen in de te nemen nieuwe beslissing." [160]) Hy laat dus ook die vernietiging van die vorige besluit in die hande van die mindere vergadering, alhoewel die Sinode druk mag uitoefen deur sy deputate.

F. L. Rutgers [161]) gaan nie eers so ver as H. Bouwman nie. Hy beweer: „Het is met een kerkelijk beroep op een meerdere vergadering niet zoo gesteld als met het beroep in het burgerlijke van eene lagere op eene hoogere rechtbank, waarbij dan de hoogere rechtbank in hare uitspraak, als zij het met de lagere niet eens is, eenvoudig de uitspraak der lagere rechtbank vernietigt en dus door haar eigen uitspraak maakt, dat de eerste uitspraak wettelijk niet meer bestaat." Hij stel dan die Kerklike prosedure so voor: „De meerdere vergadering moet dus, als zij het met de mindere vergadering niet eens is, niet de uitspraak vernietigen en last geven aan de mindere vergadering om naar de uitspraak van de meerdere vergadering te handelen, maar uitspreken, dat het vonnis van die mindere vergadering naar het oordeel van de meerdere vergadering niet op goede en genoegzame gronden steunt, en dat dus het vonnis, waarbij over iemand

[158]) J. Jansen, *Bevoegdheid,* bl. 52.
[159]) Ibid.
[160]) H. Bouwman, *Kerkrecht,* II, bl. 44.
[161]) Rutgers–De Jong, bl. 121 soos gesiteer deur M. Bouwman, V.O.S., bl. 243.



censuur was uitgesproken, moet worden ingetrokken, met bepaling tevens, dat het effect van de uitgesproken censuur, wat de kerken in het algemeen betreft, niet kan stand houden."

Hierdie voorstelling wyk af van die algemene praktyk van die gereformeerde Kerke in die bloeityd van die Reformasie.[162]) Van die erkende reg van die Sinode, om sy eie besluite in die plaaslike kerk te gaan uitvoer en daarmee ook die besluite van die plaaslike kerk oor die onderhawige saak, te vernietig, is veelvuldig gebruik gemaak tydens die Remonstrantse stryd in 1618—1619. Op las van die Suid-Hollandse Sinode van Leiden (1619) is tal van kerkrade, wat hulle nie wou neerlê by die besluite van die generale Sinode nie, geskors.[163]) As die Sinode die kerkraad skors, spreek dit vanself dat die besluite van die kerkraad waarteen geappelleer is, ook vernietig is.

Ook Voetius erken die reg van kassasie uitdruklik. Op een plek verklaar hy dat daar in die kerkverband plek moet wees vir aanvulling in geval van onmag van die plaaslike kerk, verbetering in geval van wanbestuur, oordeel in geval van hoër beroep.[164]) As die meerdere vergadering die besluite van die mindere *verbeter,* beteken dit tog duidelik dat die besluit van die mindere vergadering vervang word deur die besluit van die meerdere. Dit spreek Voetius in soveel woorde uit as hy sê: „seker die kerk duld dat in geval van wanbestuur of hoër beroep die oordeel van die meerdere vergadering in die plek van sy eie tree, en dat sy eie daardeur verbeter word." [165])

H. H. Kuyper het in 'n reeks artikels in de Heraut [166]) die kassasiereg van die meerdere vergaderinge beslis gehandhaaf teenoor die aanvalle van Dr. v. Lonkhuizen. Hiervan merk Dr. M. Bouwman op: „Dr. H. H. Kuyper heeft niet slechts de praktijk van de kerken in den bloeitijd der Reformatie, maar evenzeer de oude gereformeerde canonici aan zijn zijde." [167])

In Suid-Afrika bestaan daar nie die minste twyfel oor die vraag of die meerdere vergadering die reg van kassasie het nie. Art. 8 bepaal uitdruklik: „Alle mindere besture moet hulle aan die besluite of beslissings (uitsprake) van die meerdere onderwerp." Alhoewel hierdie uitdruklike bewoording nie in die wetboeke van die ander drie van die gefedereerde N.G. Kerke voorkom nie, is

[162]) C.f. M. Bouwman, V.O.S., bl. 238—244.
[163]) Reitsema en v. Veen, Acta, III, bl. 403, 404. Sien ook ander gevalle Acta, VIII, bl. 37.
[164]) P. E., IV, 165: ..... locus sit supplemento in casu defectus, et ἐπανορθώσει in casu malae administrationis, et judicio in casu provocationis.
[165]) P. E., IV, 679: immo etiam in casu malae administrationis aut provocationis, judicium ejus suo substitui, aut suum ab eo corrigi patitur.
[166]) „De Heraut", no. 2836, 2842, 2867.
[167]) M. Bouwman, V.O.S., bl. 244.

dit nog altyd as vanselfsprekend aanvaar dat hoër beroep die reg van die meerdere vergadering veronderstel om die besluite van die mindere te vernietig.

Ons kan die resultate van ons ondersoek in hierdie hoofstuk as volg saamvat:

1. Die Sinode as die belangrikste kerklike regerende liggaam, beskik oor 'n omvattende bevoegdheid. Hierdie bevoegdheid steun deels op die gesag van Gods Woord en deels op die vrywillige samewerking van die kerke in die kerkverband.

2. Onder die presbiteriale stelsel soos toegepas in die N.G. Kerke in Suid-Afrika, besit die Sinode wel die hoogste aardse gesag oor die kerk, maar daar bestaan weinig gevaar dat dit 'n nuwe papisme kan skep, aangesien die gesag nie van voortdurende besit is nie, maar slegs vir tydelike uitoefening; nie absoluut nie maar beperk deur die eise van Gods Woord, die wette van die kerk, die mandaat van die gemeentes, ens.; en omdat dit nie 'n ander soort van gesag as die gewone kerklike mag skep nie. Dit is 'n wesenlik kerklike mag, maar in kumulerende graad in een vergadering saamgebring.

3. So is die plaaslike kerk ook ondergeskik aan die gesag van die Sinode, nie omdat die plaaslike kerk 'n onderdeel van 'n groot geheel vorm nie, maar omdat dit *een* gelykwaardige lid is te midde van meerdere lede.

4. Die Sinode is in die eerste plek bevoegd om oral en altyd op te tree waar dit die algemene belange van al die gemeentes onder sy toesig geld. Maar hy is ook bevoegd om selfstandig in te gryp in die suiwer persoonlike aangeleenthede van 'n plaaslike kerk wanneer daardie kerk as gevolg van onmag of wanbestuur sy eie sake tot skade van homself of die kerk as geheel beheer; of wanneer die plaaslike kerk vrywillig by wyse van hoër beroep sy sake aan die Sinode voorlê; of in enige geval wat, volgens die oordeel van die Sinode, so'n ingryping in belang van die geheel noodsaaklik maak.

5. Die Sinode is bevoeg om besluite te neem wat bindend is op alle lede van die verband of hulle toegestem het of nie; en of hulle aanwesig was of nie. Die Sinode het ook die reg om sy genome besluite aan die kerk op te lê, en in geval van ongehoorsaamheid en verset dit self uit te voer selfs al sou die uitvoering daartoe lei om 'n kerkraad af te sit en om hulle saam met 'n deel van of die hele gemeente, buite kerkverband te stel en te ekskommuniseer.[168])

[168]) Ds. H. Pienaar, afgaande op die gesag van Rutgers en H. Bouwman, verkeer onder die indruk dat dit nie gedoen mag word nie. Sien Kerkbode XXXVII, bl. 1109.

HOOFSTUK VIII

# KERKRAAD, RING EN SINODE AS ORGANE VIR DIE UITOEFENING VAN KERKLIKE OPSIG EN TUG

## § 1. ALGEMEEN.

Dit val buite die bestek van hierdie verhandeling om in besonderhede die wese en doel van die Kerklike opsig en tug te bespreek. Ons taak is om die relatiewe bevoegdheid van elk van die drie Kerklike regerende liggame vir die uitoefening van opsig en tug te bepaal.

Alhoewel die Kerklike mag geestelik en dienend is, sluit dit die reg om verordeninge te maak en te handhaaf nie uit nie.[1]) D.w.s. die Kerk het *jurisdiksie* oor sy lede. Calvyn erken die reg van die Kerk om tug uit te oefen.[2]) Volgens Gereformeerde belydenis behoort die suiwere bediening van die Woord en Sakramente, sowel as die regte uitoefening van die tug, tot die kenmerke van die ware Kerk. Bouwman verklaar dat die tug ingestel is „opdat de gemeente Gods niet worde ontheiligd, opdat de bediening van Woord en Sacrament niet worde verworpen, de ordeningen worden gehandhaafd en de zonden gestraft."

Verder verklaar hy: „De Kerk heeft te zorgen dat de belijdenis der waarheid en de ordeningen van Christus worden gehandhaafd, er op te werken, dat de gemeente en hare leden wandelen naar de inzettingen des Heeren, en het is nu geheel deze zorg, die wij op het oog hebben, wanneer wij spreken van de Kerkelijke tucht." [3])

Die doel van die Kerklike tug word deur Gereformeerdes omskrywe as:

1. Die handhawing van die eer van God. Die gemeente is die liggaam van Christus, daarom moet opgetree word teen diegene wat die liggaam onteer deur 'n onheilige lewe.

2. Die welsyn van die gemeente. Een besmette lid kan die hele liggaam bederf; daarom moet die kwaad uitgesuiwer word om die geheel van besmetting te bewaar.

3. Die behoud van die sondaar. Die *oortreding* moet gestraf word, maar op so'n wyse dat die *oortreder* tot beter insigte

[1]) Sien bespreking in Inleiding.
[2]) Calvyn, *Institusie* IV, II, I en H. Bouwman, A. W., II, bl. 597.
[3]) H. Bouwman, A. W., II, bl. 597—598.

gebring word en, indien moontlik, teruggewen word vir Christus en Sy Kerk.[4])

Die tug gaan dus nie in hoofsaak oor die handhawing van 'n stel uiterlike verordeninge nie. Dit gaan net oor die handhawing van dié verordeninge insover as die uiterlike verordeninge 'n omskrywing is van die innerlike geestelike vereistes van Gods Woord en waar die oortreding van die uiterlike bepaling met sig meebring skending van die eer van God en die welsyn van die gemeente. Bouwman stel dit so: „De tucht mag ook geen middelmatige dingen opdringen. Het kan zijn, dat het zich niet storen aan de menschelijke bepalingen de orde in de Kerk wegneemt. Dan moet de tucht toegepast worden, maar niet omdat menschelijke inzettingen geschonden zijn, maar omdat het recht en de eere Gods moet worden gehandhaafd in Zijne Kerk." [5])

Daarom kan die tuguitoefening nie beperk word tot bepaalde omskrewe oortredinge nie: dit gaan oor die hele lewe van elke lid van die Kerk. Die tug het ten doel die bevordering en verhoging van die geestelike peil van die gemeente. Dit mag ook nie net let op die uiterlike tugwaardige daad nie, maar ook op die innerlike gesindheid van die dader. Die *toepassing* van die tug kan egter nie 'n aanvang neem, voordat die sonde tot openbare uiting gekom het in die leer en wandel van die oortreder en ergernis veroorsaak het nie.[6])

Voetius omskrywe die tug in die volgende woorde: Definitur Disciplina, seu Censura, *personalis et judicialis applicatio voluntatis Dei ad conscientias peccantium movendas ac permovendas; et ad scandala* vel cavenda vel tollenda in Ecclesia.[7])

In ooreenstemming met hierdie algemene beginsels bepaal ons Kerke: „Kerklike opsig word gehou en Kerklike tug word uitgeoefen tot bevordering van die welsyn van die Kerk en die heil van sy lede, volgens die Woord van God en die wette en bepalings van die kerk; en dit behoort te geskied met liefde en belangstelling in die geestelike welsyn van die oortreders sonder aansien van die persoon." [8])

Die *doel* word verder aangedui as „die handhawing van die

---

[4]) C.f. H. Bouwman, A. W., II, bl. 604. — Calvyn, *Institusie* IV, 12, 5. — West. Confession, Hoofst. XXX. — Heidelbergse Kategismus Sond. XXXI en XXXII. — Ned. Geloofsbelydenis, § XXX en XXXII. — Voetius, P.E., IV, 872, Cap. XIV. — *Practice Free Church*, bl. 102. — J. Jansen, *De Kerkelijke Tucht*, bl. 184 v.v.

[5]) H. Bouwman, A. W., bl. 609.

[6]) H. Bouwman, A. W., bl. 609.

[7]) P. E., IV, 844. Die tug of sensuur word omskryf as persoonlike en geregtelike toepassing van Gods wil om die gewete van sondaars te roer en te verontrus, en om teen ergernisse in die kerk te waak en daaruit te weer.

[8]) K. art. 214; T. art. 305; O. art. 197—199; N. art. 253.



godsdiens, besonderlik van die Gereformeerde leer, en die suiwerheid van sedes. Hulle let veral op die ampsverrigtings en die wandel van diegene wie se leer en gedrag, as Kerklike ampsdraers, op die gemeentes 'n meer regstreekse invloed uitoefen." [9])

Die *omvang* word aangedui as strekkende „nie alleen oor sodanige wanbedrywe as wat die burgerlike owerheid straf nie, maar ook allerlei ander ergerlike wangedrag — oor alles wat indruis teen die Nagmaalsformulier, en oor al wat in stryd is met die beloftes wat by die doop, die aanneming en die huweliksverbintenis so plegtig gedoen is; dat alles wat die goeie orde in die Kerk kan verstoor, vergrype van voorgangers van die gemeente in hul ampsbediening, nalatigheid in hul gewigtige dienswerk, misbruik van mag, en geldafpersing wat besonder strafbaar is; dat ook veral onderskeid gemaak word tussen enkele misstappe en deurgaande onsedelikheid of hebbelike verkeerdhede; en eindelik, dat in alle gevalle besonder moet gelet word op verswarende en versagtende omstandighede, asook op die hardnekkigheid in die ontkenning of teëstrewing, of op die ootmoedigheid in die belydenis en onderwerping van diegene wat bestraf moet word." [10])

### § 2. DIE BEDIENAARS VAN DIE KERKLIKE TUG.

Die Kaapse en Vrystaatse Kerk bepaal: „Kerklike opsig en tug word uitgeoefen deur Kerkrade, Ringe en Sinode." [11]) Die ander twee Kerke voeg daarby: „dit kan ook geskied deur die plaaslike Rings- en Sinodale Sendingkommissies." [12])

Die Transvaalse Kerk gee aan die Sinodale Sendingkommissie *volmag* „om in behandeling te neem alle sake wat in die eerste instansie of in hoër beroep voor hom gebring word. Die uitsprake van die kommissie in appèlsake is finaal en nie vir hoër beroep vatbaar nie, behalwe in die geval genoem in Art. 3 van die grondwet van die Sendingkerk" [13]) Alhoewel die partye in die saak nie die reg van hoër beroep het nie, mag die Sinodale Sendingkommissie self, indien hy dit nodig ag, belangrike uitsprake na die Sinode verwys vir eindbeslissing.[14])

Natal formuleer dit effens anders: „Kerklike opsig en tug.... kan ook geskied deur die Plaaslike- en Sinodale Sendingkommissies, in sover as wat die Sinode aan hulle daardie mag verleen."

---

[9]) K. art. 216; T art. 307; O. art. 198; N. art. 255—256.

[10]) K. art. 217; T. art. 306; O. art. 201; N. art. 259.

[11]) K. art. 215; O. art. 200.

[12]) T. art. 305 en N. art. 254.

[13]) T. art. 274 (8). Art. 3 van die Grondwet gee aan die Sendingkerk se Sinode die reg om wette en bepalings te maak onderhewig aan die bepalinge van die grondwet en die veto van die Sin. Send.-Kommissie. „Oor sodanige beslissing sal die Sendingsinode reg van appèl hê by die moedersinode."

[14]) T. art. 274 (8).

'n Later artikel bepaal: „Alle inboorling-leraars en Evangeliste staan onder die opsig en tug van die Sinodale Sendingkommissie." In hierdie artikel word blanke sendelinge uitdruklik uitgesluit.[15])

Dit is ons beskeie mening dat hierdie praktyk van die Transvaalse en Natalse Kerk in stryd is met die beginsels van die Gereformeerde Kerkreg. Ons het reeds in 'n vorige hoofstuk uitvoerig op die sendingarbeid van ons Kerk vanweë die Sinode ingegaan. Daar is die grense van die bevoegdheid van die kommissies aangedui. Die kommissies het wel die bevoegdheid om in opdrag van die Sinode die sendingwerk te administreer, maar dit sluit nie tuguitoefening oor sendingarbeiders in nie. In die hierbo genoemde artikels ken die Transvaalse en Natalse Kerk nie alleen 'n selfstandige tugbevoegdheid aan die Sinodale Sendingkommissie toe nie, maar selfs 'n uitsluitende tugbevoegdheid wat aan hulle die reg gee om 'n finale uitspraak te gee sonder verdere appèl.[16])

In hierdie opsig is die bepaling van die Kaapse Kerk die suiwerste. „Geordende arbeiders wat arbei in verband met die buitelandse sending, staan onder die opsig van die Algemene Sendingkommissie, en onder die tug van die naaste Ring van die Kaapse Kerk, of, waar dit moeilik is om dié te bereik (soos in die geval van die Soedan) onder die tug van 'n Ring deur die Algemene Sendingkommissie daartoe versoek." [17])

Hierdie prosedure is Kerkregtelik in orde. Die kommissie hou toesig, stel ingeval van 'n klag die voorlopige ondersoek in, maar wanneer dit kom tot die uitoefening van tug moet dit gelaat word in die hande van 'n kerklike bestuursliggaam, die Ring, met die reg van appêl na die Sinode.

Dit is 'n vreemde verskynsel om aan 'n kommissie van die Sinode 'n eie selfstandige tugreg toe te ken. Voetius ken die tugmag aan alle soorte Kerke toe, maar nie aan kommissies nie: Causae dirigentes seu decernentes et exequentes disciplinam, sunt quaelibet Ecclesiae institutae per presbyteria.[18]) Dat hierdie omskrywing van Voetius nie net op die plaaslike kerkraad sien nie, blyk uit die volgende sin: Cum autem dicimus presbyteria

[15]) N. art. 254 en 339.

[16]) C.f. Eybers, *Kerkinrigting*, bl. 207 wat ook melding maak van dié ongereformeerde bepaling.

[17]) K. art. 261 (4).

[18]) Voetius, P. E., IV, 865: Die besturende of besluitende en uitvoerende „oorsake" van die tug is die geïnstitueerde kerke sonder onderskeid deurmiddel van hulle kerkrade. I.v.m. hierdie sitaat verklaar M. Bouwman (V.O.S., bl. 305). „Men mag hier niet enkel denken aan de plaatselijke kerk en haar kerkeraad. Voetius bedoelt hiermee te zeggen dat de plaatselijke, classicale, provinciale of nationale kerk de tucht uitoefenen door den kerkeraad, de classis, de provinciale of de nationale synode."



non excludimus classes aut synodos, quae nihil aliud sunt quam Ecclesiarum plurium presbyteria peculiari confederatione inter se unita.[19])

Dieselfde beginsel, dat tug alleen deur die bestuursliggame van die Kerk uitgeoefen mag word, vind ons in die „Zendingsorde van de Gereformeerde Kerken in Nederland," [20]) waarvan art. XXII bepaal: „Het toezicht op belijdenis en wandel van alle missionaire arbeiders (arbeidsters) behoort aan de geïnstitueerde Kerk, waarbij zij zich hebben aangesloten.

„Aan de Zendende Kerk(en), van wie zij hunne aanstelling hebben, behoort het toezicht op hun arbeid in dienst der Zending.

„De Zendende Kerk(en) laat (laten) zich bij de uitoefening van haar toezicht zooveel mogelijk voorlichten door haren missionairen Dienaar(aren) en kan (kunnen) desverkiezende hulp vragen van eene genabuurde Kerk en van de Vergadering [21]) in art. XV genoemd."

So ken die Skotse presbiteriaanse Kerke die tugreg toe aan hulle „Kirksession, Presbytery, Provincial Synod and General Assembly." [22])

Die bedienaars of organe van die kerklike tug is die erkende regerende liggame van die Kerk: Kerkraad, Ring en Sinode.

Watter aandeel het die gemeente hierin? H. Bouwman ken die uitoefening van die tug toe aan „den kerkeraad, die de organische vertegenwoordiging is van de gemeente, in samenwerking met de geheele gemeente." [23])

Vir die tug, netsoos vir die ander bestuurshandelinge in die Kerk, geld die beginsel dat die bevoegdheid gegee is, aan die liggaam (die gemeente) maar *uitgeoefen* word deur die organe: Kerkraad, Ring en Sinode.[24]) Die tug mag nie uitgeoefen word sonder die voorkennis en approbasie van die gemeente nie. Die Gereformeerdes gaan nie sover soos die Indipendente nie, wat die besluit oor en die uitoefening van die tug aan die gemeentevergadering opdra, maar hulle wil ook nie weet van 'n kerklike tug wat uitgeoefen word „buiten het leven der gemeente" [25]) nie.

Die verhouding tussen kerkraad en gemeente word deur H. Bouwman as volg gesien: „De kerkeraad heeft de leiding. Hij

[19]) P. E., IV, bl. 865. As ons nou die kerkrade noem, sluit ons daarmee die classes en sinodes nie uit nie, wat niks anders is nie as kerkrade van verskeie kerke, maar deur 'n besondere verbond onderling verbind.

[20]) J. C. de Moor en Joh. Jansen, *Kerkenordening*, (Wageningen 1925) bl. 149.

[21]) Die *Vergadering* is die Sendingraad van arbeiders(sters) in die veld.

[22]) *The Practice of the Free Church of Scotland*, bl. 102 vv.

[23]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 609.

[24]) C.f. Voetius, P. E., IV, 893.

[25]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 611.

vraagt niet aan het volk, wat dit wil maar hij onderzoekt welke in een bepaald geval de wil is van den Koning der gemeente, en wanneer hij van oordeel is, dat in dat bepaalde geval zoo en zoo moet gehandeld worden, dan geeft hij hiervan kennis aan de gemeente, die het recht heeft en de roeping hare bezwaren kenbaar te maken, of ook stilzwijgend of uitgesproken, hare goedkeuring te hechten aan het besluit en de handeling des kerkeraads." [27])

Jansen stel dit ook so voor: „Want wel geeft Christus hier de macht der tucht virtualiter aan de gemeente, maar deze moet ze uitoefenen door het orgaan en onder leiding van de ambtsdragers." [27])

Die gemeente moet dus deur die Kerkraad in die uitoefening van die tug geken word. Die gemeente het nie die bevoegdheid om in 'n gegewe geval self uitspraak te doen nie, maar het wel die reg om besware teen 'n uitspraak in te bring en te eis dat een of ander aspek van die saak nog verder ondersoek word. Wanneer die gemeente geen besware teen die handeling van die Kerkraad opper nie, word aangeneem dat hulle dit stilswyend goedkeur.

§ 3. ALGEMENE BEPALINGS VIR KERKRAAD, RING EN SINODE.

1. Die *gesindheid* waarin tug uitgeoefen word, moet wees die van „godsdienstige en sedelike toesig", en kerkbesture moet daarby die toon en die houding van die burgerlike regspleging soveel as moontlik vermy. Hulle moet optree „meer as vaderlike opsieners dan as regters." [28])

Om die rede moet alle moontlike pogings aangewend word om sake en geskille op minnelike wyse uit die weg te ruim en die twistendes te bevredig voordat verdere stappe geneem word.[29])

2. *Klaers:* a. Enige lidmaat van die gemeente wat nie onder sensuur staan nie het die reg om klagte by die bevoegde kerkbesture of kerklike ampsdraers in te dien.[30]) Die kerkwette van die Transvaal en O.V.S. bepaal uitdruklik dat die klag skriftelik ingedien moet word terwyl dié van die Kaap en Natal daaroor swyg. G. J. Vos stel in sy verhandeling oor die Ned. Hervormde Kerkreg ook die vereiste dat die besware ingedien moet word „bij onderteekend geschrift." [31])

[26]) H. Bouwman, a.w. II, bl. 611—612. C.f. ook bl. 613.
[27]) Joh. Jansen, a.w., bl. 205.
[28]) K. art. 218; art. 307 (c); O. art. 199; N. art. 253; c.f. Ned. Herv. Kerk, Regl. op Kerklike tug art. 6 en Hooyer, *Kerkelijke Wetten*, bl. 124.
[29]) K. art. 219; O. art. 201 (5); N. art. 258; c.f. Hooyer, a.w., bl. 124 en Jansen, a.w., bl. 203—206.
[30]) K. art. 220 (1); T. art. 308; O. art. 216; N. art. 262; c.f. D.K.O., art. 74.
[31]) Dr. G. J. Vos, *De tegenwoordige Inrichting der Vaderlandsche Kerk*, bl. 30.



b. Lede van Kerkvergaderings is ampshalwe verplig om kennis te neem van die verspreiding van nadelige gerugte, sonder dat daar enige bepaalde klag voor hulle gebring word. Die vergadering moet oordeel of daar genoegsame gronde bestaan om die saak verder te laat ondersoek met die oog op die bestrawwing van die skuldige of die handhawing van die eer van die onskuldige. Die lid van die vergadering wat die gerug onder die aandag gebring het, verloor nie daardeur die reg om as lid van die vergadering oor die saak te oordeel nie.[32]) Dergelike gerugte sal in verband moet staan met sondes wat, soos die Dortse Kerkorde, art. 75, dit uitdruk, „van haer natueren weghen openbaer," [33]) geword het. Die Sinode van Dort 1578 het 'n aantal reëls opgestel wat vir die beoordeling van elke besondere geval van waarde kan wees. Openbare sondes is sondes wat (i) in die openbaar voor elkeen begaan is; (ii) of op 'n plek wat van nature publiek is, gepleeg is; (iii) of wat deur die hardnekkigheid van die sondaar uit die geheim tot openbaring kom; (iv) of wat deur die gruwelikheid daarvan openbare bestrawwing waardig is.[34])

c. 'n Klag kan ook ingedien word deur 'n persoon, wat nie lid van die gemeente is nie, teen 'n lid van die gemeente. Hier gaan dit om meer as 'n blote gerug, dit geld 'n besliste klag. Die Kerklike besture moet daarvan kennis neem want, volgens Jansen „de eere van dit betrokken lid en van heel de Kerk, waarbij dit lid behoort, is er mee gemoeid." [35]) Die klag moet baie defnitief wees: die klaer moet instaat wees om „den tijd, de plaats en den aard der zonde" [36]) te omskrywe.[37])

d. In die reël moet die Kerkraad geen ag slaan op anonieme beskuldigings nie, behalwe om die identiteit van die skrywer te probeer vasstel en hom (haar) te vermaan oor sy oneerbare en lafhartige optrede. Indien die aard van die beskuldiging egter so definitief is dat 'n prima facie saak daarin uitgemaak word, is dit die plig van die Kerkraad om 'n ondersoek in te stel, en na bevind van sake te handel.[38])

3. *Die Behandelng van die Klag.* Die Kaapse Kerkwet bepaal: „Dit staan die kerkbestuur vry om te bepaal of die sake wat voor hom gebring is, mondeling en/of skriftelik behandel sal word. Onder skriftelike behandeling moet verstaan word die be-

[32]) K. art. 220 (2) en (3); T. art. 309; O. art. 219; N. art. 263.
[33]) Biesterveld en Kuyper, *Kerk. Handboekje*, bl. 246.
[34]) *Kerk. Handboekje*, bl. 140—141; Jansen, *Kerk. Tucht*, bl. 207. C.f. *Practice Free Church*, bl. 104, c. 5, p. 1, 14.
[35]) Jansen, *Kerk. Tucht*, bl. 209.
[36]) Ibid., bl. 210.
[37]) C.f. Kaap. Besluite Register bl. 183 en Acta XII (1873), bl. 207.
[38]) Jansen, *Tucht*, bl. 210—211; H. Bouwman, a.w., II, bl. 620 en Voetius, P. E., IV, 854.

handeling van 'n saak alleen na aanleiding van skriftelike verklarings en getuienisse, sonder om die partye in persoon op te roep." [39]) Die skriftelike behandeling sal alleen in orde wees wanneer die saak reeds voorlopig deur 'n kommissie ondersoek is, en wanneer die kommissie aan al die partye (klaer en beklaagde) die volste geleentheid gegee het om hulle saak te stel. So 'n kommissie mag getuienis inwin deur die afneem van skriftelike verklarings en/of deur die persoonlike oproeping en hoor van getuies. Dit is nie die taak van so 'n kommissie om enige pleidooie aan te hoor of voorlopige uitsprake te gee nie (tensy dit spesifiek in hulle opdrag ingesluit is), maar om 'n skriftelike verslag, met hulle konsiderasies daarby, op te maak „en sal daarby 'n duidelike opgaaf en ontwikkeling van die saak met bewyse voor en teen moet voorstel." [40])

Dit kan gebeur dat daar geen klaer is wat voor die vergadering geroep kan word nie, dit is die geval wanneer die Kerklike bestuur optree op grond van gerugte, of wanneer die klaer om gegronde redes verkies om nie persoonlik voor die Kerkraad te verskyn of sy identiteit openbaar te maak nie. In so 'n geval mag die kerklike bestuur die klag self oorneem, mits die klag nie die klaer as persoon maar die eer van die hele gemeente raak.[41])

Die bediening van die stukke in die saak en die ontbieding van die partye en getuies geskied oor die pos of deur die gewone beamptes van die kerklike vergaderings. Die Kerk ken geen „bode van die hof" nie.[42])

By die behandeling van sake moet die volgende in ag geneem word:

a. Die aangeklaagde moet persoonlik verskyn en gehoor word. Jansen merk op: „Men behoeft niet in de rechten gestudeerd te hebben, om te gevoelen, dat niemand onverhoord mag veroordeeld worden. Dit is de algemeene regel, die zoowel op Kerkelijk als op burgerlijk rechtsgebied geldig is." [43]) Aan die beklaagde moet skriftelik kennis gegee word van die tyd en plek van verhoor saam met 'n afskrif van die klag teen hom. As hy nie verskyn nie moet hy 'n tweede keer opgeroep word. As hy na die tweede oproeping nie verskyn nie en ook geen wettige redes vir sy afwesigheid gee nie, sal die vergadering nie verder op sy verdediging wag nie, maar na bevind van sake oor die beswaar wat

---

[39]) K. art. 221. So ook O. art. 205 en N. 262.
[40]) T. art. 311; N. art. 269.
[41]) C.f. Jansen, *Tucht*, bl. 218.
[42]) C.f. bepaling K. art. 223. Dit is nog 'n oorblyfsel uit die Alg. Ned. H. Regl. oor Tug art. 12 (Hooyer, A.W., bl. 126).
[43]) C.f. Jansen, *Tucht*, bl. 211 en K. art. 228; T. art. 316; O. art. 211; N. art. 277.



ingebring is oordeel.[44]) Die Natalse Kerkwet bepaal dat so 'n persoon net eenmaal drie weke voor die dag van verhoor opgeroep word, en as hy nie verskyn nie of skriftelike redes vir sy afwesigheid stuur nie, die bestuur sonder verder uitstel aangaan met die saak.[45])

Die Kaap [46]) vereis twee oproepe voor die Kerkraad, maar net een voor die Ring en Sinode. Dit is 'n praktiese maatreël met die oog op die feit dat die Sinodale vergadering net eenmaal elke drie—vier jaar vir drie weke in sitting is en die Ring eenmaal per jaar vir 'n paar dae. As 'n persoon by die eerste oproep nie verskyn nie en hy moet nog 'n keer opgeroep word, sal die saak miskien eers by die volgende sitting behandel kan word. As iemand na die kennisgewing(s) weier om voor die „hof" te verskyn, mag tug in sy afwesigheid op hom toegepas word.[47])

As 'n persoon teen wie 'n klag ingebring is, intussen uit die gemeente vertrek het, moet die klag oorgestuur word na die ander gemeente waar hy gaan woon en hom aangesluit het.[48]) Laasgenoemde se Kerkraad moet die saak dan in behandeling neem. Indien sy adres onbekend is, en die feit van die oortreding na gedane ondersoek bo twyfel vas staan, mag die Kerkraad aan die gemeente die feit noem dat N.N., wat hom blykbaar aan 'n tugwaardige sonde skuldig gemaak het, hom deur sy vertrek aan die toepassing van die tug onttrek het. Die naam van so 'n persoon mag nie van die lidmaatregister geskrap word nie. Indien hy ooit terugkeer, is hy weer 'n lidmaat van die gemeente en mag die Kerkraad teen hom optree.[49])

In geval die vergadering weens die afwesigheid van getuies of terwille van punte wat in die loop van die verhoor opgekom het, waaroor nadere informasie ingewin behoort te word, of om enige ander geldige rede, nie tot 'n beslissing kan geraak nie, mag die verhoor van die saak uitgestel word totdat die nodige gegewens verkry is.

b. Die Kaapse Kerk het die volgende bepaling: [50]) „In gevalle waarin klaers of getuies deur onvermydelike omstandighede verhinder word om voor 'n Kerkbestuur te verskyn, word aan so-

---

[44]) T. art. 318.
[45]) N. art. 278.
[46]) K. art. 229. Die skotse presbyteriaanse kerke vereis *drie* oproepe voor die Kerkraad, maar ook net *een* in die geval van die meerdere vergaderinge. Sien *Practice, Free Church*, bl. 104, Chap. V, p. 1, arts. 9—13.
[47]) K. art. 229; T. art. 318; c.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 623.
[48]) Vergelyk Hoofstuk III i.v.m. lidmaatskap. Die Kerkraad van nuwe gemeente het geen jurisdiksie oor hom voordat hy sy lidmaatsertifikaat ingedien het nie.
[49]) Ibid. en Jansen, *Tucht*, bl. 211—213.
[50]) K. art. 231.

danige vergadering die reg verleen om aan of in die nabyheid van die woning van belangrike getuies verklarings af te neem deur middel van 'n kommissie wat uit daardie Kerkbestuur wat oor die klag sal moet oordeel, benoem is. Dit sal beskou word dat hierdie getuienisse voor die hele vergadering afgelê is, mits aan die klaer sowel as aan die beklaagde minstens veertien dae vooraf kennis gegee is van die plek en tyd wat vir die byeenkoms van die kommissie bepaal is, en skriftelike getuienisse met inagneming van hierdie bepaling ingewin is." So 'n prosedure is in orde mits die partye die volledige verslag van die kommissie met al die verklaringe goedgekeur het as synde die korrekte weergawe van hulle onderskeie standpunte. In de saak van Bredell vs. Pienaar [51]) is die handeling van 'n Kerkraad nietig verklaar omdat geen geleentheid aan al die partye gegee was om voor die Kerkraad te verskyn en hulle saak te stel nie.

c. Indien 'n party weer oor een of ander punt gehoor wil word, mag dit nie geweier word nie. As die een party gehoor word, dan moet die ander party ook geleentheid kry om te antwoord op die nuwe getuienis of argumente wat voorgebring is. Die Natalse Kerkwet bevat nog die verdere bepaling: „sowel klaer as die beklaagde is geregtig om van kerklike vergaderings te verlang dat bepaalde klagpunte nader ondersoek sal word." [52])

Bystand vir die partye

Die Kaapse Kerkwet [53]) bepaal: „Niemand wat die praktyk by enige hof van justisie of regbank uitoefen, kan, in dié betrekking as pleitbesorger voor kerklike vergaderings toegelaat word nie." Die ander Gefed. Kerke het dergelike bepalings.[54]) Die Kerkorde van Dort spreek hom nie op hierdie punt uit nie. In die algemeen sal kerklike besture, ten spyte van hierdie bepaling geen beswaar hê dat 'n beskuldigde wat swak ter taal is, iemand, wat self lid van die kerk is en teen wie die Kerkraad geen beswaar het nie, by hom het om hom by te staan nie. Dikwels tree die predikant of wyksouderling self in die hoedanigheid op om die saak, na gedane ondersoek, in die beste lig aan die Raad voor te lê. H. Bouwman verklaar: „Er is wel veel voor te zeggen, dat aan een beschuldigde het recht word gegeven een voorspraak te nemen"; want, soos hy verder opmerk: „nooit mag iemand reden hebben om te zeggen dat er voor hem geen recht te vinden is."[55]) Eers nadat die hof homself oortuig het dat alles in sy vermoë

[51]) Bredell vs. Pienaar and others 1922 C.P.D., bl. 578 e.v.
[52]) N. art. 267.
[53]) K. art. 222.
[54]) T. art. 308; O. art. 216; N. art. 268.
[55]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 622.



gedoen is om aan die beklaagde 'n billike verhoor te gee, mag tot die doen van uitspraak oorgegaan word. Maar die kerklike verhoor is geen burgerlike regsaak waar spitsvondige advokate mekaar betwis in die uitleg van fyn tegniese regspuntjies nie. Dit is die Kerk hoofsaaklik te doen om die ware toedrag van sake te wete te kom en in die lig daarvan te handel in ooreenstemming met die eer van God, die welsyn van die gemeente en die heil van die sondaar.[56])

Die hoor van Getuies:

Enige lidmaat van die gemeente wat lig op die saak kan werp mag opgeroep word om voor die bevoegde kerklike bestuur te verskyn om getuienis af te lê.[57]) As 'n opgeroepene getuie sonder geldige redes weier om te verskyn of om informasie te verstrek wat vir die behoorlike ondersoek van die saak van belang mag wees, stel hy homself bloot aan kerklike tug.[58])

'n Nie-lidmaat van die gemeente mag versoek word om getuienis af te lê, maar die kerkbestuur kan so 'n persoon nie verplig om dit te doen nie. Jansen verklaar: „Het is immers om de waarheid te doen, en indien nu getuigen, buiten de Kerk staande, deze waarheid in het licht kunnen stellen, waarom zou de Kerk daarvan geen dankbaar gebruik kunnen maken?" [59])

Ons wette en bepalings bevat geen reëls omtrent die bevoegdheid van getuies, of die al of nie toelaatbaarheid van getuienis nie. Die Skotse presbiteriaanse kerke volg die volgende prosedure: „Before the regular examination of witnesses in support of a charge, the accused party is entitled to have an opportunity of stating any objection to the relevancy of the charge as stated, and to the competency of the proposed evidence. Reasons may be found sufficient to disqualify particular witnesses. But there is less disposition now than there was formerly in Church Courts, as well as in civil and criminal courts, to allow weight to merely technical objections, so as to shut out light which might otherwise be obtained in a question of discipline. The tendency prevails rather to receive the testimony of witnesses on whom suspicion rests, with a careful remembrance of the measure of weight due to such testimony, than to reject it altogether." [60]) In ons kerklike howe word ook volgens hierdie algemene beginsels gehandel. 'n Beklaagde het die vryheid om besware teen getuies te opper, maar dit word aan die vergadering gelaat om oor die erns van die

[56]) C.f. Jansen, *Tucht*, bl. 213.
[57]) Jansen, *Tucht*, bl. 218 en Voetius, P. E., IV, 861.
[58]) K. art. 230; T. art. 317; O. art. 207; N. art. 276.
[59]) Jansen, a.w., bl. 214—215. C.f. Voetius, P. E., IV, 854.
[60]) *The Practice of the Free Church of Scotland*, bl. 105.

besware te oordeel, en ook om die waarde van die getuienis van 'n twyfelagtige getuie te beoordeel. Geen skeidslyn word getrek tussen toelaatbare en nie-toelaatbare getuienis nie. Enige getuienis wat kan help om die waarheid aan die lig te bring is toelaatbaar, en die hof moet self oordeel wat in 'n bepaalde geval van belang is.

Voordat persone getuig mag die volgende plegtige belofte van hulle gevorder word: „Beloof u, soos in die teenwoordigheid van die Heilige God dat u ondubbelsinnig die waarheid sal spreek sowel in die verklarings wat u aflê as in die antwoorde wat u sal gee?" [61]) Die Nederlandse Sinodes was altyd teen die aflegging van 'n eed gekant omdat dit die gevaar van meineed skep.[62]) Jansen [63]) se standpunt is: „In den regel dus geen eed in kerkelijke zaken. Slechts bij hooge uitzondering, dunkt ons, kan de kerkeraad den eed vragen, niet opleggen als een gebod, maar vragen, doch laten het dan aan de vrijheid van den persoon over, of deze den eed wil afleggen ja dan neen."

Wie in tugsake mag oordeel:

Lede van kerkvergaderings mag nie oordeel nie in tugsake (i) waarin hulleself of hulle vroue of persone, wat met hulle vroue verwant is tot die tweede graad, betrokke is; [64]) of (ii) waaroor hulle reeds as lede van 'n mindere vergadering uitspraak gegee het.[65])

Indien die vergadering se ledetal hierdeur daal benede die twee-derde, wat vereis word vir die behandeling van tugsake, sal die vergadering na 'n volgende byeenkoms verdaag word. Die ledetal sal dan aangevul word, in die geval van Ring en Sinode deur die oproeping van Secundi: en in die geval van die Kerkraad deur die oproeping van rustende lede wat laaste afgetree het. Indien die betrokke partye egter hulle toestemming daartoe gee dat die saak deur die lede wat teenwoordig is en sitting het beoordeel word, kan onmiddellik daarmee voortgegaan word.[66])

4. *Die Uitspraak.* In kerkvergaderings word oor alle sake wat op die kerklike opsig en tug betrekking het, by volstrekte meerderheid van stemme van die aanwesige lede beslis. Daar moet twee-derdes van die volle getal lede op die vergadering teenwoordig wees, tensy die beklaagde toegestem het om sy saak deur 'n minder getal te laat beslis.[67])

[61]) K. art. 233; T. art. 315; O. art. 208; N. art. 275.
[62]) C.f. Jansen, *Tucht*, bl. 216—217 en Voetius, P. E., IV, 854.
[63]) Ibid.
[64]) Dit sluit in grootvader of -moeder, vader, moeder, broer, suster, kind of kleinkind.
[65]) In so 'n geval het hulle net 'n *adviserende* stem.
[66]) K. art. 227 en 224 (4); T. art. 312; O. art. 202; N. art. 274.
[67]) K. art. 224; T. art. 312; O. art. 203; N. art. 270.



Die Kaapse Kerk bepaal uitdruklik: „Lede van 'n vergadering moet by die behandeling van 'n tugsaak teenwoordig wees, en hulle stem uitbring, tensy hulle gediskwalifiseer is, of verlof ontvang het om na huis te gaan, of redes kan opnoem wat deur die meerderheid gegrond geag word." Geen lid van die vergadering kan egter gedwing word om te stem nie.

Verder word daar bepaal: „As die stemme staak is die uitspraak ten gunste van die beklaagde." [68]) In so'n geval kan die Raad, volgens Jansen, „den aangeklaagde niet onder de tucht stellen omdat de aanklacht niet bewezen is, maar hij kan evenmin den aanklager straffen, omdat niet bewezen is dat hij lastert." [69])

Wanneer dit blyk dat die klaer se saak op beuselagtige gronde of persoonlike naywer berus, moet hy na bevind van sake ernstig vermaan of bestraf word. Die eer van die onskuldige moet openlik gehandhaaf word.[70])

In baie gevalle sal daar wel 'n saak wees maar tog nie genoegsame gronde om 'n besliste uitspraak te gee nie. Dan moet die vergadering liefs geen besluit neem nie, maar van die saak afstap en dit verder „aan den Heere en aan de conscientie van de aangeklaagde overlaten." [71])

Word die aangeklaagde skuldig bevind, neem die verskillende stadiums van die tugoefening 'n aanvang.

Die uitspraak moet genotuleer word, met 'n korte vermelding van die gronde sowel as van die wetsartikels waarop dit berus. Die uitspraak moet skriftelik tot die kennis van die partye gebring word.[72])

5. *Koste.* Die onvermydelike koste i.v.m. die behandeling van 'n tugsaak sal deur die vergadering nagesien en goedgekeur word, en deur die persoon wat skuldig bevind of in die ongelyk gestel is betaal word, tensy daar gewigtige redes bestaan om die partye elk hulle eie koste te laat dra of dit op 'n ander wyse te vind. Van enige klaer mag borgstelling geëis word vir die betaling van die koste, indien die betaling daarvan aan die einde van die proses van hom gevorder mog word.[73])

6. *Hoër Beroep.* Die Kaapse Kerkwet het die volgende bepalings: „Elke beslissing of besluit van 'n kerkbestuur is vatbaar vir hoër beroep by die volgende in rang opklimmende bestuur — vir 'n klaer in leerkwessies van 'n skuldigbevinding sowel as van 'n vryspraak, en vir 'n beklaagde in alle sake;" en „'n minder

[68]) K. art. 224 (3) en (5).
[69]) Jansen, *Tucht*, bl. 222. C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 623.
[70]) K. art. 232; O. art. 230; N. art. 281; T. art. 336.
[71]) Jansen, *Tucht*, bl. 222.
[72]) K. arts. 225, 245, 246; T. arts. 342, 366; N. art. 291.
[73]) K. art. 234; T. arts. 322—326; O. art. 209; N. arts. 279, 280.

bestuur wat deur die besluite of beslissings (uitsprake) van 'n meerdere beswaard is, het reg van appèl tot by die Sinode, hetsy as klaer in leerkwessies of as beklaagde in alle sake." [74])

Die Transvaalse Kerkwet bepaal: „Beslissings van 'n mindere kerkvergadering is vatbaar vir beroep by die naas volgende meerdere vergadering. In die tussentyd sal die appellerende party nogtans gebonde wees om die beslissing te gehoorsaam totdat die saak voor die meerdere vergadering gedien het, en aldaar finaal beslis is;" [75]) en „Iemand wat beswaar is as gevolg van die uitspraak van 'n kerkvergadering het die reg om hom te beroep op die volgende meerdere vergadering, met uitsondering van arts 274, 268.[76]) In die tussentyd is die persoon of liggaam wat beswaar maak teen die bevele of uitspraak wat hy ontvang het verplig om dit te gehoorsaam totdat die saak voor die meerdere vergadering gedien het en aldaar finaal beslis is." [77])

Hierdie artikels bevat in gewysigde vorm die inhoud van die oorspronkelike bepalings soos dit in die Bylae van Ord. 7/1843 voorkom. Art. 5 bepaal: „An inferior Church court considering itself aggrieved by the resolutions of a higher one, has the right of complaint to a still higher one, in the meanwhile however being bound to obey the orders received unless the matter at its final dicision could not again be brought forward in its entire state;" [78]) en art. 6 „In all cases decided by the sentence of a higher court the appeal must be made to the court next following in rank, but after being decided for a second time no new appeal is admissable." Hierdie artikels (5 en 6) is letterlik oorgeneem uit die Ned. Herv. Kerk se Algemene Reglement van 1816. Art. 6 en 7 wat as volg gelui het:

Art. 6: „Een minder kerkbestuur vermeenende, door de besluiten van een hoger bezwaard te zijn, heeft het regt zich deswegens bij nog hooger Bestuur te beklagen, onder gebondenheid nogtans, om de ontvangene bevelen inmiddels te gehoorzamen, tenzij de zaak, bij de eindelijke uitspraak niet weder in zijn geheel zoude kunnen gebragt worden."

Art. 7: „Van alle zaken, bij uitspraak van een kerkelijk Collegie beslist, valt appèl aan het in rang volgend hooger Collegie, doch

[74]) K. art. 9 en 11.

[75]) T. art. 12; c.f. O. arts. 82, 83 en N. art. 14.

[76]) Dit is die geval waar die Sinodale Sendingkommissie finale uitsprake kan lewer in tugsake.

[77]) Art. 310.

[78]) Statute Law of the Cape of Good Hope, bl. 609—663. Die oorspronklike reglemente was in Engels opgestel aangesien dit die taal was van die Wetgewende Raad wat dit moes goedkeur. Vir kerklike doeleindes is dit in Nederlands vertaal. Die Sinode (Kaap) van 1928 het die wette en bepalinge in 'n Afrikaanse vertaling goedgekeur.



ter tweeder instantie beslist zijnde, wordt geen nieuw appèl toegestaan." [79])

Hierdie artikels is oorgeneem sonder verdere omskrywing. Eers met die kerksaak (Prof. du Plessis vs. die Sinode van die N. G. Kerk) het hierdie artikels in die gedrang gekom en het dit geblyk dat hulle onduidelik is op drie punte:

1. Op wie slaan die woord *beswaarde*?
2. Wie het die reg van appèl?
3. Bestaan daar 'n verskil tussen 'n kerklike *beslissing, besluit* en *uitspraak*?

Op hierdie vrae het die Hof geantwoord: (i) dat beswaarde alleen kan slaan op die beskuldigde en nie op 'n klaer nie wat meen dat hy veronreg is deur die laer hof. Regter-president Gardiner het o.a. verklaar: „Dit skyn vir my dat 'n lidmaat van die gemeente wat 'n gerug onder die aandag van die Hof bring, beswaarlik as die „beswaarde" persoon beskou kan word indien die hof bevind dat die gerug ongegrond is. Eerder sou hy hom daaroor moet verheug dat geen onreg gepleeg is nie. Maar die aangeklaagde wat skuldig bevind en gestraf word, is stellig 'n beswaarde." [80]) Hierdie beslissing stem ooreen met die opvatting van Dr. G. J. Vos, wat die volgende kommentaar op die woord „beswaarde" in die oorspronklike artikel van die Alg. Ned. Herv. Reglement van 1816, lewer: „Door ‚den bezwaarde' wordt verstaan alleen hij tegen wien een tuchtmiddel is uitgesproken, niet een klager of een beklaagde die zich zonder toepassing van een bepaalde straf, in zijne eer gekrenkt of in zijn recht verkort acht." [81])

Hooyer verklaar ook: „Daar het Bestuur, bij hetwelk bezwaar wordt ingebracht, beoordeelt, of er redenen zijn, om dat nader te onderzoeken, zoo is het wel de aanklager die aanleiding tot de vervolging geeft, maar het Bestuur is het dat de vervolging doet. Dit zoo zijnde, kan aan den aanklager (die geen publiek-aanklager is) het regt van appèl op een hooger Bestuur niet worden toegestaan." [82])

Hieruit volg dat die reg van appèl alleen toekom aan die *beklaagde*. In sy uitspraak het Regter-President Gardiner verklaar: „'Beswaarde' beteken letterlik die persoon wat belas is, die persoon wat 'n las dra (swaar). Dit word ook gebruik in die sin van 'n persoon wat gegrief voel, en in die sin van die persoon wat beskuldig is. Dit kan derhalwe 'n juiste vertaling van die Engelse 'the accused' wees en ek sien geen rede om te meen dat toe die

[79]) Sien Hooyer, a.w., bl. 25.

[80]) Die Kerksaak (Uitg. Nas. Pers.) bl. 219. Ongelukkig is hierdie saak nie in die offisiële verslae van die Hooggeregshof gerapporteer nie.

[81]) Dr. G. J. Vos Az., *De Tegenwoordige Inrichting*, bl. 189.

[82]) Hooyer, a.w., bl. 124—125.

Engelse artikel in Nederlands vertaal is, en daarna die Nederlands in Afrikaans, die bedoeling was om daaraan 'n ander betekenis te gee, dat die vertaling gebruik is om die reg van appèl uit te brei nie." Nadat die regter al die artikels in die kerkwet waarin die term 'beswaarde' voorkom behandel het, besluit hy: „dan is daar geen voorsiening gemaak vir 'n appèl na die Sinode in 'n tugsaak vir iemand anders as die beskuldigde nie, en het die klaer geen reg van appèl nie." [83])

I.v.m. die vraag of daar 'n verskil tussen beslissing en besluit getrek moet word het die regter verwys na art. 11 van die Kaapse Kerkwette (1929). Die lui: „Ieder beslissing van 'n kerkbestuur is vatbaar vir beroep by die volgende in rang opklimmende bestuur." Hy erken dat dit op die oog mag lyk asof hier ook aan 'n klaer die reg gegee word om in hoër beroep te gaan, maar vervolg: „Al erken mens die krag van hierdie argumente, meen ek tog dat, aangeneem dat my gevolgtrekking juis is dat die Bepalinge van 1843 geen appèl teen 'n vryspraak toegelaat het nie, 'n mens sou kan verwag dat so'n belangrike verandering [84]) in baie duidelike taal aangebring sou word en die Sinode by die wysiging van sy regstelsel nie tevrede sou gewees het met die woorde 'ieder beslissing' nie, maar woorde sou gebruik het wat uitdruklik verklaar dat appèl aangeteken kàn word teen 'n vryspraak sowel as 'n skuldigbevinding. Uitgaande dus van die indruk dat die bewoording van art. 11 in die rigting van 'n appèl teen 'n vryspraak dui maar dat dit nie heeltemal oortuigend is nie, wil ek tans ander artikels nagaan om te sien of hulle meer lig op die saak werp." [85]) Nadat die regter dit gedoen het, kom hy tot die oortuiging dat daar geen gronde is om aan te neem dat ieder beslissing die reg van appèl aan 'n klaer in tugsake sou gee teen 'n vryspraak nie. Die probleem is om te bepaal wat alles onder die term „ieder beslissing" ingesluit is. Dr. G. J. Vos [86]) is van mening dat die „ieder beslissing" van art. 15 van die Ned. Herv. Reglement, soos in werking getree 1 Mei 1852 [87]) en wat woordeliks ooreenstem met art. 11 van die Kaapse Wette (1929), te doen het met „Zaken van tucht en geschillen." Hy verklaar dieselfde in 'n latere werk [88]) „Van iedere uitspraak in zaken van tucht, door

[83]) Die Kerksaak, bl. 221—222.
[84]) D.w.s. om wel die reg van appèl ingeval van vryspraak te gee.
[85]) Kerksaak, bl. 220.
[86]) G. J. Vos, *De Tegenwoordige Inrichting*, bl. 188.
[87]) Dit het die ou art. 7 van Alg. Regl. van 1816 vervang; dit het gelui: „*Van alle zaken* bij uitspraak van een kerkelijk Collegie beslist valt appèl aan het in rang volgend hooger Collegie".
[88]) G. J. Vos, *Systematische uiteenzetting van het tegenwoordig Ned. Herv. Kerkrecht*, Utrecht, 1896, bls. 350.



een kerkelijk bestuur gedaan, kan de bezwaarde in hooger beroep komen bij het in opklimmenden rang volgend Bestuur. Heeft dus de Kerkeraad getuchtigd, dan kan de getuchtigde zich vervoegen bij het classikaal bestuur. . . ." ens. '*Ieder beslissing*' sien dus op uitsprake in tugsake wat aan die beskuldigde die reg van hoër beroep gee, terwyl die „*besluite*" van art. 14 van die Ned. Herv. Reglement van 1852,[89]) volgens Dr. Vos handel oor „*bestuurszaken*" m.a.w. oor sake van administrasie en botsinge tussen gemeentelede en die Kerkraad of tussen die verskillende kerklike besture. Dr. Vos verklaar „*Alle* zaken, die *de tucht* niet raken, noch geschillen zijn, behooren tot de *bestuurszaken* b.v. de afwijzing bij het doen van belijdenis, de tijdsbepaling van godsdienstoefening en Doopsbediening; de vaststelling van collecten. Alle bezwaren nu omtrent eenig besluit in bestuurszaken worden gebracht bij het in opklimmenden rang volgend bestuur." [90])

Dit was blykbaar die oorspronklike bedoeling van die twee artikels. Die eerste was bedoel om aan die beklaagde in tugsake die reg van hoër beroep te gee; die ander om aan enigeen, wat nie instem met die besluit van 'n mindere vergadering insake bestuurssake nie, die reg te gee om so'n besluit aan die oordeel van die volgende in rang opklimmende bestuur voor te lê.

'*Ieder beslissing*' slaan dus op *judisiële uitsprake* van kerklike howe; '*besluite*' op *administratiewe besluite*. Hierdie verskil is heeltemal logies. Ieder beslissing in sake van tug is vatbaar vir hoër beroep, deur die beklaagde party wat 'n vermeende onreg herstel wil hê. Maar in die lewe van die kerk word ook tal van *administratiewe* reëls gemaak en besluit om een of ander kollekte van elke kerkraad in sy gebied te vra en kerkraad A sou oordeel dat die Ring hom 'n te groot las opgelê het, is kerkraad A beswaar deur die besluit van die hoër kerkvergadering en het die reg om hom te beroep op die volgende meerdere vergadering. Dit stem volkome ooreen met die oorspronklike bewoording van die artikel „an inferior Church court considering itself aggrieved by the resolutions [91]) of a higher one, has the right of complaint to a still higher one, in the meanwhile however being bound to obey the orders. . . ."

C. Hodge,[92]) trek ook dieselfde verskil tussen *complaints* (besware) en *appeals* (Hoër beroep). Hy verklaar „our book [93]) makes

[89]) Wat art. 6 van die Regl. van 1816 vervang het, en het as volg gelui: „Een minder kerkbestuur vermeenende, door de *besluiten* van een hooger bezwaard te zijn . . . . ens."
[90]) G. J. Vos, *Systematische Uiteenzetting*, bl. 347.
[91]) *Resolution* is tog duidelik 'n *besluit* en nie 'n geregtelike uitspraak nie.
[92]) The Church and its Polity, bl. 487.
[93]) Wette en bepalings van die Presbiteriaanse Kerke in N. Amerika.

two and only two distinctions as to *complaints* and *appeals*. The one relates to the persons entitled to avail themselves of these remedies, the other to their operation. Any one can complain of the decision of a church court who thinks that decision is unconstitutional or injurious. It is the right of any member of the judicatory or of the church, to see that an evil, as he deems it, may be examined into and redressed. But no one can appeal but an aggrieved party. If he does not see fit to arrest the operation of the decision, no other person has the right to interfere and prevent the will of the judicatory taking effect. An appeal, therefore, differs from a complaint in being a remedy confined to those who consider themselves aggrieved or injured by the decision of the lower court."

Hierdie onderskeid tussen *judisiële* en *administratiewe* sake, of tussen *aanklagte* en *besware*, is in ons kerklike wetgewing nie streng deurgevoer nie, met die gevolg dat dit verwarring te weeg gebring het in ons kerklike prosedure. Die posisie, tydens die genoemde kerksaak, was as volg: Die wette en bepalinge van die N.G. Kerke, soos dit tot 1932 was, gee die reg van Appèl in tugsake alleen aan die beklaagde, maar die reg om besware teen besluite van kerklike besture in te bring by die in rang volgende hoër bestuur aan iedere persoon wat hom daardeur beswaard voel. Die Kaapse Sinode van 1932, handelende op advies van die Regter-President, het die betrokke artikels so gewysig dat die appèlreg duidelik omskrywe word. Die Sinode het besluit: „Die Sinode keur onomwonde die beginsel goed, dat daar 'n onbelemmerde en onbeperkte reg van appèl sal wees van die laagste tot by die hoogste kerkbestuur, die Sinode, vir 'n klaer in leerkwessies van 'n skuldigbevinding sowel as van 'n vryspraak, en vir 'n beklaagde in alle sake, bestuur, tugsake en kerklike geskille en beveel aan dat die volgende artikels as volg gewysig word:

„Art. 11 [94]) Iedere besluit of beslissing (uitspraak) van 'n kerkbestuur is vatbaar vir hoër beroep by die volgende in rang opklimmende bestuur — vir 'n klaer in leerkwessies van 'n skuldigbevinding sowel as van 'n vryspraak, en vir 'n beklaagde in alle sake.

Art. 13 [95]) 'n Minder bestuur wat deur die besluite of beslissings (uitsprake) van 'n meerdere beswaard is, het die reg van appèl tot by die Sinode, hetsy as klaer in leerkwessies of as beklaagde in alle sake." [96])

Die Sinode het ook al die ander artikels waaroor onduidelikheid bestaan het in die voege gewysig. Ons merk op:

[94]) Nou art. 9.
[95]) Nou art. 11.
[96]) Acta XXVII (1932), bl. 213—214.



a. Die onderskeid tussen beslissing (in judisiële sin) en besluit („decision", in administratiewe sin) is heeltemal uitgewis, aangesien albei terme in al die artikels sonder onderskeid gebesig word. Dieselfde reëls geld nou deurgaans.

b. Aan die klaer word die reg van hoër beroep gegee *maar nie in alle sake nie*. Die klaer het alleen 'n reg van beroep in sake i.v.m. leerkwessies. Alle ander sake wat nie handel oor dwalinge in die leer nie, b.v. morele en sedelike oortredings, administratiewe sake, ens., is uitgesluit.

c. In leerkwessies geld die appèlreg van die klaer selfs teen 'n skuldigbevinding. M.a.w. indien die klaer nie tevrede is met die straf wat die laer hof op 'n beskuldigde wil oplê nie, mag die klaer daarteen appelleer. As die klaer van mening is dat die skuldige b.v. nie net vermaan moet word nie maar afgesit moet word, mag hy appelleer as die laer hof die skuldige net vermaan.

Die O.V.S. het nog 'n stappie verder gegaan en besluit: „Van alle sake wat deur die uitspraak van 'n meerdere Kerkbestuur beslis is, of deur sy kommissies, kan deur klaers sowel as beklaagdes beroep op die volgende meerdere Kerkbestuur in rang gedoen word." [97]) M.a.w. beide klaer en beklaagde het in enige saak wat voor 'n meerdere kerkbestuur (Ring) gedien het die volle reg van appèl sowel in die geval van 'n skuldigbevinding as in die geval van 'n vryspraak.

Die Transvaal en Natal het geen verandering in die betrokke bepalinge aangebring nie, sodat vir hulle nog die posisie geld, soos dit in al die Ned. Ger. Kerke tot 1932 was.

7. Kerklike vergaderinge moet daarna strewe om die afhandeling van tugsake soveel moontlik te bespoedig.[98])

Indien 'n saak in hoër beroep gebring word, moet die bestuur voor wie dit reeds gedien het, al die stukke of gewaarmerkte afskrifte daarvan aan die meerdere vergadering stuur, desverkiesend met byvoeging van 'n nadere verduideliking van die uitspraak.[99])

## § 4. BESONDERE BEPALINGS VIR DIE KERKRAAD.

### I. *Voorwerpe van kerklike tug.*

Onderworpe aan die tug van die kerkrade is al die lidmate van die gemeente, met uitsondering van predikante, kandidate tot die Heilige diens, sendelinge, diensdoende ouderlinge en diakens. Ongeordende arbeiders(sters) wat arbei i.v.m. die buitelandse sending, staan in die Kaapse kerk onder die opsig van die Alge-

[97]) O. art. 83.
[98]) K. art. 247; O. art. 224; N. art. 292.
[99]) K. art. 235; T. art. 327; O. art. 223.

mene Sendingkommissie en onder die tug van die naaste kerkraad van die N.G. Kerk in Suid-Afrika; of waar dit moeilik is om te bereik, onder die tug van 'n kerkraad deur die Algemene Sendingkommissie daartoe versoek. In die Vrystaatse Kerk staan hierdie persone almal onder die toesig van die kerkraad van die moedergemeente.[100]) In Transvaal en Natal staan hulle direk onder die toesig van die Sinodale Sendingkommissie.[101])

Die Natalse Kerkwet bepaal verder: [102]) „Die Kerkraad is, egter, verplig om nadelige gerugtes wat tot sy ore kom betreffende die persone in die vorige artikel uitgesonder van die Kerklike tug van die Kerkraad, voorlopig te ondersoek, en, as hy reken dat die klagtes gewigtig genoeg is, die uitslag van sy ondersoek sonder versuim aan die bevoegde Kerkvergadering bekend te maak."

Hierin verskil die bepalinge van Natal van die van die ander kerke, wat geen dergelike voorsiening maak nie. Enige klag teen dié bepaalde persone moet direk na die Ring gaan.[103])

Ons wys daarop dat voorwerp van kerklike tug *lidmate* is.

a. As iemand sy lidmaatskap van die Kerk opsê, is hy in die Kerk geen voorwerp van tug meer nie.[104]) Daarom is 'n bepaling van die volgende inhoud onsinsiens nie korrek nie:

„As daar gerugte in omloop is omtrent die sedelike gedrag van 'n lidmaat en die Kerkraad reken dit sy plig om 'n ondersoek in te stel, sal die Kerkraad geregtig wees om tog met die saak voort te gaan asof daar geen bedanking ingestuur is nie, as die lid ondertussen die Kerklike gemeenskap wil bedank." [105]) Al wat die Kerkraad in so 'n geval kan doen is om die persoon te bearbei en te probeer terugwen vir die kerk. As hy weer lid van die Kerk word mag, indien die Kerkraad dit nodig ag, met die saak voortgegaan word.

b. Dieselfde geld indien 'n lidmaat tydens die toepassing van sensuur sy lidmaatskap opsê. Jansen, stel die volgende prosedure voor: „Daarom vermane de kerkeraad hem, alvorens aan de gemeente de opzegging van zijn lidmaatschap bekend te maken, nog een of meermalen, om hem van zijne dwaling terug te bren-

[100]) Die O.V.S. se *buitelandse* sendingarbeid word verrig in Rhodesië waar daar ook blanke gemeentes van die Vrystaatse Kerk bestaan. Dus word al hulle buitelandse Sendingwerk verrig binne die grense van een of ander blanke moedergemeente. C.f. O. art. 226, 196 en Bylae 2 — konstitusie van die N. G. Sendingkerk van die O.V.S. in Rhodesië, art. 13.

[101]) K. art. 236; T. art. 331, 274 (6); N. 282 en 152 (c).

[102]) N. art. 283.

[103]) K. art. 262; O. art. 238; c.f. Kaap Acta XII, bl. 59; T. art. 331.

[104]) Jansen, *Tucht*, bl. 144. Sien ook Acta van die Generale Sinode van die Ger. Kerke in Nederland 1896, art. 95.

[105]) T. art. 330. (Wetboek 1940. — Hierdie bepaling is deur die Sinode van 1944 geskrap.)



gen en zich onder de tucht te blijven stellen wijl hij dat voor God en zijne gemeente beloofd heeft. Maar ten tweede als hij bij zijn uitgedrukten wil volhardt, moet de kerkeraad ten slotte de opzegging van zijn lidmaatschap aanvaarden en daarvan aan de gemeente mededeeling doen, en daarbij goed doen uitkomen, dat N.N. zichzelf aan opzicht en tucht der kerk onttrokken heeft. En al blijft er in dergelijke gevallen eene roeping op de kerk rusten, om dezulken later nog tot bekeering te manen, in kerkrechtelijken zin houdt de gemeenschap met de kerk voor dezulken op en zijn zij geen voorwerp der tucht meer." [106])

c. Iemand hou ook op om voorwerp van kerklike tug te wees as hy (sy) hom (haar) openlik by 'n ander Kerk of genootskap voeg, al het die persoon nie uitdruklik bedank as lid van die vorige Kerk nie.[107])

Die Kaapse Kerk het op die vraag: „indien iemand voorregten onzer Kerk geniet, in onze parochie vastgoed bezit, doch een lid is eener andere Kerk, mag hy gedagvaard worden voor den kerkeraad, of niet, by het te buiten gaan van zich zelven in een of ander opzigt?" besluit: „Hy mag niet worden gedagvaard, maar verbeurt die voorregten der Kerk." [108])

d. Iemand wat met 'n attes na 'n ander kerk vertrek en weier om sy attes by die ander gemeente in te handig b.v. om die sensuur waaronder hy reeds staan te ontwyk, vorm geen voorwerp van kerklike tug meer nie. Jansen verklaar in die verband: „De kerkeraad ter plaatse zijner aankomst moet hem dan ernstig vermanen, zijne attestatie af te geven en zich onder opzicht en tucht te stellen, maar blijft hij weigeren, zoo blijft er voor den Kerkeraad niets anders over, dan hem als iemand, die buiten de Kerk staat, te beschouwen en daarvan kennis te geven aan de Kerk van zijn vertrek." [109]) Die Transvaalse Kerk is heeltemal binne hulle reg wanneer hulle die betrokke kerkraad in kennis stel van so 'n persoon. Art. 321 bepaal: „Met betrekking tot kerklike tug sal kennisgewing as volg geskied:

i. Wanneer 'n lidmaat wat onder sensuur staan, na 'n ander gemeente vertrek, aan die kerkraad aldaar.

ii. Wanneer 'n lidmaat wat onder sensuur staan, hom van die Kerk wil afskei en in die gemeente wil bly woon, aan erkende plaaslike Kerkgenootskappe.

iii. Wanneer 'n lidmaat wat onder sensuur staan hom van die Kerk wil afskei en na elders verhuis, aan die Kerkraad van die gemeente waar hy gaan woon."

[106]) Jansen, *Tucht*, bl. 245.

[107]) Jansen, a.w., bl. 145; K. art. 4; T. art. 4; O. art. 4; N. art. 6.

[108]) Acta VII (1847), bl. 290.

[109]) Jansen, a.w., bl. 145—146. Sien bespreking Hoofs. III, § 3.

e. Meer as een lidmaat mag gelyktydig as voorwerp van kerklike tug dien b.v. ingeval van dwaling en kettery. In die vorige hoofstuk het ons aangetoon dat 'n hele gemeente of 'n groot deel daarvan geëkskommuniseer kan word weens afval van die leer, ens.[110])

f. Om voorwerpe van die tug te wees moet lidmate van die kerk toerekeningsvatbaar wees d.w.s. hulle geestesvermoëns moet in so 'n toestand wees dat hulle verantwoordelik gehou kan word vir hulle dade. 'n Kranksinnige, epilepticus of swaksinnige is geen voorwerp van tug ten opsigte van dade in dié toestand gepleeg nie.[111]) Dit is 'n ander geval as 'n normale persoon hom skuldig maak aan misbruik van verdowingsmiddels, b.v. dronkenskap, en in daardie toestand tugwaardige dade pleeg. Afgesien van die vraag of hy verantwoordelik gehou kan word vir sy dade in sy dronkenskap verrig, is die enkele feit dat hy hom aan drankmisbruik skuldig gemaak het reeds 'n tugwaardige oortreding.[112])

g. Enige lidmaat van die gemeente is voorwerp van tug onverskillig wat sy status in die Kerk of burgerlike lewe is. Dus ook owerheidspersone is as *lede* van die kerk onderworpe aan tug.[113])

h. Die lede moet gedoop wees. Persone wat wel in die Kerk gedoop maar nognie aangeneem is nie (openbare belydenis van geloof afgelê het nie), is ook voorwerp van kerklike tug.[114])

Hier moet onderskei word tussen: (i) gedoopte *kinders* en (ii) ongedoopte volwassenes.

(i) Nie net gedoopte kinders nie, maar selfs *ongedoopte* kinders van *ouers* wat lidmate is, is lede van die gemeente en aldus voorwerp van kerklike tug.[115]) Maar hulle (sowel as gedoopte kinders) is nog *onvolkome lidmate*. Daarom sal die tug waaraan hulle onderworpe is nie die volledige tug wees nie, maar slegs bestaan uit waarskuwing, vermaning en berisping in die gees van ouerlike voogdy. Streng genome val hulle *nie* onder tug in eigenlike sin nie, maar onder die voorlopers van die tug, soos Voetius verklaar: non video tamen quomodo probari possit disciplinam proprie dictam ad eos extendendam: cum numquam per actualis fidei possessionem in ecclesiasticam confoederationem recepti ad coenae communionem admissi sint.[116])

[110]) C.f. Jansen, a.w., bl. 150—151 en Voetius, P. E., IV, 852.
[111]) Voetius, P. E., IV, 849. Klassifiseer onder hierdie hoof: amentes (kranksinniges), pueri (kinders), surdi (dowes), muti (stommes).
[112]) Jansen, a.w., bl. 152 v.v. en Voetius, P. E., IV, 849.
[113]) Jansen, a.w., bl. 155 en Voetius, P. E., IV, 851.
[114]) Kaap art. 3 (b); T. art. 3 (2); O. art. 3 (2); N. art. 3 (b).
[115]) Kaap art. 3 (c); T. art. 3 (3); O. art. 3 (3); N. art. 3 (c).
[116]) P. E., IV, 849—850. Maar ek kan nie sien hoe dit aanneemlik gemaak kan word dat die tug in eigentlike sin op hulle toegepas moet word nie; omdat



(ii) Gedoopte volwassenes is persone wat die volwasse leefty bereik het, maar om een of ander rede nie belydenis van geloc afgelê het nie. Sulke persone mag nie meer as dooplede van di kerk beskou word nie, as hulle volhard in hulle weiering om t kerk volle lidmaatskap toe te tree. Hulle is geen voorwerp van kerl like tug in eigenlike sin nie, maar dit bly steeds die plig van d Kerk om hulle te bearbei en te probeer beweeg om lidmate word. Dit was ook die strekking van 'n „advies inzake kerkeli opzicht en tucht over zoogenaamde 'doopleden'," opgestel de Proffe Bavinck en Rutgers vir die Generale Sinode op Middelbu in 1896.[117])

Jansen kom tot die slotsom: Gedoopte kinders „die op v wassen leeftijd door eigen schuld niet tot kerkelijke belijdenis verbintenis komen, moeten door de kerk ernstiglijk en bij h haling daartoe vermaand worden; en wanneer zij die vermani niet opvolgen, moeten zij geacht worden, het lidmaatschap v de kerk te verliezen; waarbij wenschelijk is, dat de kerkeraad ook uitspreke, uiterlijk met hun dertigste levensjaar. Ophouden lid te zijn van de Kerk, houden zij dus ook op objecten te z van de kerkelijke tucht." [118]) Daar is veel voor te sê om 'n l paling van dié strekking in ons kerkwette op te neem.

II. *Prosedure voor die Kerkraad.*

1. Alle klagtes moet skriftelik by die voorsitter van die Ke raad ingedien word. Hyself, of die Kerkraad, kan desverkiese 'n kommissie aanstel om voorlopige ondersoek in te stel, sk telik verslag uit te bring en aan die Kerkraad voor te lê.[119])

2. Nadat 'n voorlopige ondersoek ingestel is, of indien Kerkraad by die kennisname van die klag oordeel dat daar prima facie saak is, word besluit om die saak te verhoor.[120])

3. Aan al die betrokke partye moet skriftelik kennis ge word, met toesending van die klagskrif en verweerskrif, as d een is. Genoegsame tyd moet vir voorbereiding gegee word. Natalse Kerkwet [121]) bepaal dat, indien 'n beskuldigde die k teen hom ontken, al die stukke i.v.m. die beskuldiging bi veertien dae skriftelik aan hom gelewer moet word. Die bes digde moet, na verloop van 'n verdere 30 dae saam met sy get

hulle nooit weens die besit van daadwerkelike geloof in die kerkver opgeneem en tot die Nagmaal toegelaat is nie. C.f. ook Jansen, a.w., bl.
[117]) Acta Middelburg 1896, Bylae A, bl. 116 soos aangehaal deur Ja a.w., bl. 160—162. C.f. Voetius, P. E., bl. 900 Q 3.
[118]) Jansen, a.w., bl. 167.
[119]) K. art. 239; T. art. 333; O. art. 227; N. art. 284.
[120]) Kaap, art. 240; T. art. 335; N. art. 285.
[121]) Art. 287, 288.

voor die kerkraad verskyn om homself te verdedig. Die ooreenstemmende Kaapse artikel[122]) bepaal: „As die beklaagde die klag wat teen hom ingebring is, ontken, hou die kommissie waar hy die nodig ag, 'n voorlopige verhoor. As die klag of gerugte hom gegrond voorkom, roep hy minstens veertien dae voor die vergadering van die Kerkraad die partye op om met getuies voor die Kerkraad te verskyn. Hy tree dan in 'n noukeurige ondersoek van die saak, hoor die getuies in die teenwoordigheid van die beklaagde en, as daar 'n bepaalde klag ingedien is, ook van die klaer."

4. As die beklaagde skuld erken doen die Kerkraad nogtans uitspraak, maar neem daarby hierdie versagtende omstandigheid in aanmerking.[123]) H. Bouwman is van oordeel dat iemand wat dadelik tot berou kom, ook weer dadelik tot die nagmaal toegelaat mag word behalwe as daar oorwegende besware teen bestaan. B.v. die sonde was openbaar; dit sal ergenis verwek of die orde versteur as die persoon dadelik weer toegelaat word; die opregtheid van sy berou moet eers uit sy lewe blyk.[124])

5. Terwyl 'n saak nog sub judice is, mag die kerkraad, of as daar nie onmiddellik 'n kerkraadsvergadering gehou kan word nie, mag lede van die Kerkraad die aangeklaagde tydelik die gebruik van die Heilige Sakramente ontsê. Hiervan moet verslag gegee word op die eersvolgende vergadering van die Kerkraad.[125])

In Transvaal en Natal het die Kerkraad hierdie reg ook ten opsigte van die persone wat nie onder sy jurisdiksie val nie.[126])

6. Hoër Beroep.

Nadat die Kerkraad uitspraak gedoen het moet iemand, wat hom beswaard voel, hetsy 'n klaer in leerkwessies of 'n beklaagde in alle sake in die Kaapse Kerk, ,'n beklaagde in alle sake, in die drie ander Provinsies) aan die Voorsitter van die Kerkraad skriftelik kennis gee van sy voorneme om te appelleer. Indien 'n afskrif van die uitspraak hom nog nie ter hand gestel is nie moet dit binne een week daarna geskied.

Die Kerkwette van die Kaap en O.V.S. bepaal dat die kennisgewing van appèl binne 14 dae na die uitspraak moet geskied. Die Natalse Kerkwet noem geen tyd nie — dit is 'n leemte wat tot baie moeilikhede aanleiding kan gee. Transvaal gee vier weke tyd vir appél.[127])

122) Art. 243.
123) K. art. 242; N. art. 285—286.
124) H. Bouwman, a.w., II, bl. 624. Sien verder Voetius, P. E., 859—861: de simplici abstentione.
125) K. art. 240; T. art. 332; O. art. 229; N. art. 264; c.f. P.E., IV, 860.
126) T. art. 332; N. art. 264 (b).
127) K. art. 252, 253; T. art. 343; O. art. 259, 222.



Die Kerkwette van die Kaap en Transvaal bepaal dat die appèllerende party self binne vier weke, na die kennisgewing[128]) aan die Voorsitter van die Kerkraad sy beroep op die Ringsbestuur moet vervolg met die indiening van sy stukke, anders verval sy beroep.[129]) Die Kaapse en Vrystaatse Kerkwette[130]) bepaal verder dat, as dit blyk dat 'n appellant uit onkunde die tydsbepalings nie in ag geneem het nie, of dat hy by wyse van klag inplaas van beroep sy besware voorbring, dit die voorsitter van die Ring, met advies van die Ringskommissie, vrystaan om 'n verlenging van die bogenoemde termyne te vergun. Die Kerkwet van O.V.S. en Natal bevat nog 'n verdere algemene bepaling van dieselfde strekking, waarby aan Kerklike besture die reg verleen word om in besondere gevalle verlenging van tydsbepalings toe te staan.[131])

Die appellant moet by die Voorsitter van die Ring, of ingeval van sy afwesigheid by die scriba, 'n afskrif van die uitspraak indien saam met 'n geskrif waarin die redes vir sy appél uiteengesit word, sowel as 'n beredeneerde uiteensetting van alles wat tot sy voordeel kan strek.[132])

7. Strafmiddels.[133])

As die beklaagde na die uitspraak geen kennis van beroep gee nie, of as hy geappelleer het maar sy beroep word van die hand gewys, mag die Kerkraad, in die uitoefening van kerklike tug van die volgende bestrawwingsmiddels gebruik maak:

a. Bestrawwing, wat by die omstandighede pas, deur die predikant, namens die Kerkraad, òf afsonderlik, òf in teenwoordigheid van een of meer ouderlinge.

b. Sodanige bestrawwing voor die volle Kerkraad.

c. Die ontsegging van die gebruik van die Heilige Sakramente vir 'n bepaalde tyd.

d. Sodanige ontsegging vir 'n onbepaalde tyd.

e. Gehele afsnyding, met gebruikmaking van die Formulier van die ban.

Hierdie laaste vorm van straf word alleen toegepas nadat die onboetvaardige driemaal vermaan is om hom te bekeer, en die gemeente versoek is om vir hom te bid en wel as volg:

i. Die sonde of aard van die oortreding moet aan die ge

128) Die Kaapse art. lui: .... na kennisgewing of na die afskrif van di uitspraak hom bereik het."
129) K. art. 254; T. art. 343.
130) K. art. 254 en O. art. 260.
131) O. art. 206; c.f. ook N. art. 273.
132) K. art. 255; T. art. 359; O. art. 261; N. art. 299.
133) K. art. 237; T. art. 341; O. art. 228; N. art. 293.

meente bekend gemaak word, met verswyging van die naam van die oortreder.

ii. Die naam moet genoem word.

iii. Dit moet aangekondig word dat op 'n bepaalde dag tot die afsnyding oorgegaan sal word.

In ons Kerke het afsnyding feitelik heeltemal in onbruik geraak omdat 'n lidmaat gewoonlik lank voor die finale stadium van die tugproses òf tot inkeer gekom het, òf hom aan die kerklike gemeenskap onttrek het.

Streng gesproke behoort (a) en (b) ook nie tot die tug in eigenlike sin nie, maar tot die voorlopers van, of voorbereiding vir, die tug. H. Bouwman [134]) spreek in hierdie verband van 'n „disciplinaire vermaning." Die oortreder word offisieel deur die kerk vermaan, op lankmoedige wyse om hom tot inkeer te probeer bring.

Voetius verklaar: „De praktijk van onze Kerken verkiest de langzaamheid gewoonlijk boven de snelheid en spoed, uit kracht van de hoop en verwachting, dat er van de zijde van een of ander zondaar, of van een anderen kant iets tusschenkomen zou, waardoor de publieke uitvoering en bekendmaking van de excommunicatie zou worden belet of uitgesteld. God prent het door Zijne lankmoedigheid en barmhartigheid den vorsten en overheden in, dat zij mild zullen zijn, langzaam in het geven van het kwaad der straf, tenzij dan dat het heil van den staat of de goddelijke wet dit noodzakelijk eischt." [135])

Selfs die afhouding van die sakramente kan in sekere omstandighede nie as eigenlike tug beskou word nie, maar as 'n deel van die voorbereiding tot die tug. Dit is die geval wat Voetius noem *simplex abstentio.*[136])

1. Wanneer iemand wel belydenis van skuld aflê en na die

---

[134]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 623.

[135]) P. E., IV, 910. Vertaling van H. Bouwman, Kerkrecht II, bl. 627. Die oorspronklike teks lui: Praxis nostrarum Ecclesiarum tarditatem ordinario praefert accelerationi, et festinationi: spe et exspectatione alicujus a parte peccatoris aut aliunde interventuri, per quod impediatur aut differatur, publica excommunicationis executio et promulgatio. Deus longanimitate sua et misericordia (quae Psal. 103. Exod. 34, Numer. 14. celebrantur) Principibus et Magistratibus, insinuat, ut sint clementes, tardi ad inferenda mala poenae, non nisi necessitate salutis Reipublicae, et legis divinae hoc postulante C.f. ook Kerkorde van Dort, art. 76.

[136]) P. E., IV, 859, cap. viii. Vir volledige vertaling hiervan sien H. Bouwman, a.w., bl. 629—632; en sien Jansen, *Tucht*, bl. 230 et seq. Voetius (P. E., IV, 852—861) noem die volgende vóórvereistes vir die tug. 1. notitia et exploratio peccati; 2. admonitio ecclesiastica; 3. correptio ecclesiastica; 4. simplex abstentio. (1. kennisneming en ondersoek van die sonde; 2. kerkelike vermaning; 3. kerkelike berisping; 4. eenvoudige afhouding van die nagmaal.



bevrediging van die Kerkraad berou betoon, maar hy nogtans vir 'n tydjie afgehou word omdat die oortreding van so 'n ernstige en skandelike aard was.

2. Wanneer iemand wel berou het en aanbied om voor die Kerkraad belydenis te kom aflê en voldoening te gee, maar daar nie geleentheid bestaan om oor die saak te beraadslaag en te besluit voor die volgende nagmaal nie.

3. Wanneer iemand weer, nadat hy al tevore onder sensuur was, in 'n gewoonte-sonde verval, vir 'n tydjie afgehou word as proef.

4. Solank as die Kerkraad nog besig is met die saak.[137])

5. Wanneer iemand, wat aangekla is by die burgerlike owerheid, „voldoende en kerkelijk zich bij den Kerkeraad zuivert," maar sy saak nog nie voor die burgerlike regbank afgehandel is nie.

6. Ingeval van vrees vir skeuring en openlike verwarring in die Kerk, indien die verdagte of beskuldigde persoon in die tyd van opwinding tot die nagmaal toegelaat sal word, al staan sy onskuld voor die Kerkraad ook genoegsaam vas.

7. Wanneer iemand nie openlik skuld wil bely nie, maar tog nie onverskillig teenoor die vermaning is nie.

8. As na 'n tyd van verwarring in die kerk, b.v. as gevolg van geskille oor leerkwessies, dit beter is om almal, wat onder verdenking staan, tydelik af te hou sodat die saak behoorlik ondersoek kan word.[138])

Die regverdiging vir hierdie vorm van afhouding lê, soos Jansen [139]) opmerk, „in het feit, dat de kerk niet slechts voor het heil van den betrokken persoon, maar ook voor de heiligheid van de tafel des Heeren, voor het welzijn der Kerk en bovenal voor de eere Gods moet waken."

Die eigenlike tugoefening „begint daar, waar na onderzoek de zonde gebleken is. Deze censuur valt uiteen in twee deelen: a. afhouding van het avondmaal volgens art. 76 [140]) zonder dat de zaak of de naam aan de gemeente bekend gemaakt wordt, en b. de afsnijding of de ban volgens art. 77 [141]) welke drie trappen doorloopt." [142])

---

[137]) Dit is die geval waarvoor in ons reglemente voorsiening gemaak word. Sien K. art. 240; O. art. 229; N. art. 264.

[138]) P. E., IV, bl. 859—861.

[139]) Jansen, *Tucht*, bl. 235.

[140]) Van die Kerkorde van Dort.

[141]) Ibid.

[142]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 632. Voetius noem hierdie twee stadiums (i) suspensie of excommunicatio minor of die klein ban en (ii) excommunicatio major of die groot ban (P. E., IV, 861—866).

Nadat finaliteit in die saak bereik is, geld afhouding van die avondmaal nie meer as 'n voorlopige en voorbereidende handeling nie, maar as die eerste stadium van die eigenlike tugoefening.

Op die vraag hoelank hierdie afhouding moet duur voordat tot die laaste drie trappe wat uitloop op die ekskommunikasie oorgegaan word, het ons reeds hierbo geantwoord dat dit 'n lankmoedige proses moet wees. Dit geld nie net vir die voorbereiding tot die tug nie, maar ook nog meer van hierdie eerste stadium van die tugoefening. Die vooraanstaande Gereformeerde skrywers verklaar almal met nadruk dat die Kerkraad hom hier liewer behoort skuldig te maak aan te grote lankmoedigheid as aan voortvarende haastigheid.[143])

b. Die algehele afsnyding.

Die laaste stadium van die tug deurloop drie stappe. Die verskil tussen die vorige en hierdie is dat die gemeente nou begin mee werk. Tot dusver was dit 'n saak tussen die Kerkraad en die sondaar; maar nou word die gemeente se hulp ingeroep.[144]) Die proses word beskrywe in art. 77 van die Dortse Kerkorde: [145]) „Aleer men, na de afhouding van het Avondmaal en daarop nog gevolgde onderscheidene vermaningen, tot de afsnyding komt, zal men de hardnekkigheid des zondaars der gemeente openlijk te kennen geven, de zonde verklarende, mitsgaders de naarstigheid aan hem bewezen in het bestraffen, afhouden van het avondmaal, en menigvuldige vermaningen zullen er drie geschieden. In de eerste zal de zondaar niet genoemd worden. In de tweede zal met advies der classe zijn naam uitgedrukt worden. In de derde zal men de gemeente te kennen geven, dat men hem (tenzij dat hij zich bekeere) van de gemeenschap der kerk uitsluiten zal, opdat zijne afsnijding, zoo hij hardnekkig blijft, met stilzwijgende bewilliging der kerk geschiede. De tijd tusschen de vermaningen zal aan het oordeel des kerkeraads staan."

Die prosedure wat ons kerke volg is dieselfde:

i. Geen lidmaat mag afgesny word sonder die medewete en goedkeuring van die gemeente nie.

ii. Alvorens die naam van 'n oortreder van die kansel afgekondig word, is dit raadsaam om die advies van die Ring in te win. Ons reglemente skrywe niks voor nie, maar dit is uiters gewens dat kerkrade die ou Gereformeerde gebruik volg.[146])

iii. Die tyd wat tussen die drie stappe van ekskommunikasie

[143]) Sien Voetius, P. E., IV, 910; H. Bouwman, a.w., II, bl. 632—633; Jansen, De Kerkelijke Tucht, bl. 223 v.v., bl. 230 v.v.

[144]) Jansen, Tucht, bl. 253 v.v.

[145]) Sien Jansen en de Moor, Kerkenordening, bl. 75.

[146]) C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 637 v.v.; Jansen, Tucht, bl. 282 v.v.



moet verloop, word aan die diskressie van elke kerkraad oorgelaat. As algemene beginsel mag ons aanneem dat 'n Kerkraad nie tot die daad van uitbanning sal mag oorgaan voordat hulle absoluut oortuig is dat daar geen hoop is om die oortreder tot ander insigte te bring nie.[147])

iv. Aan die gesensureerde moet mondeling of skriftelik kennis gegee word van die verskillende stappe teen hom geneem.[148])

v. H. Bouwman [149]) beweer dat die gesensureerde op enige stadium van hierdie proses teen hom die reg het om hom te beroep op die klassis. In die N.G. Kerke sal 'n persoon spesiale vergunning vir so 'n beroep moet kry aangesien die tydperk waarbinne hy in beroep moet gaan, dan lank reeds verstryk het.[150]) Selfs in die Gereformeerde Kerke van Nederland sal die tyd vir beroep in die meeste gevalle al lankal verstryk het. Die tydperk wat hulle vasstel, is tot die volgende byeenkoms van die vergadering waarop 'n beroep gedoen word.[151])

a. Die afsnyding verskil van die suspensio hierin dat, waar die suspensio die *gebruik* van 'n lidmaat se kerklike regte en voorregte [152]) tydelik ophef, die *besit* daarvan deur die afsnyding aan die gewese lidmaat ontneem word.[153]) Voetius verklaar: „Niet het recht van de kerkelijke gemeenschap is hun ontnomen, maar slechts het gebruik, of de uitoefening daarvan voor een tijd. Terwijl zij dus het recht behouden, worden zij slechts voor eenigen tijd afgehouden en verhinderd in de uitoefening daarvan; en dit is het wat hen van de geëxcommuniceerden onderscheidt." [154])

## 8. *Die Versoening en Weeropneming.*

A. Wanneer 'n persoon vir onbepaalde tyd onder tug geplaas is, mag die straf, op voldoende bewyse van beterskap, deur die Kerkraad opgehef word. Dit moet geskied op aanvraag van die gesensureerde(s). Die kerkraad oorweeg die aansoek, neem 'n besluit en bring dit skriftelik tot die kennis van die gesensureer-

[147]) Jansen, a.w., bl. 287 v.v.

[148]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 637.

[149]) Ibid., bl. 638.

[150]) Behalwe miskien in die Natalse Kerk wat geen tydperk vasstel nie.

[151]) Sinode van Dort. 1893, art. 185, Jansen en de Moor, a.w., bl. 46; c.f. H. Bouwman, a.w., bl. 638.

[152]) Kerklike regte en voorregte sluit in: Die gebruik van die Bondseëls; die waarneem van kerklike ampte en betrekkings; die uitoefen van stemreg; die staan as doopgetuie; die indien van klagtes.

[153]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 639; Jansen, Tucht, bl. 265 v.v. en 291 v.v.

[154]) Vertaling van Fischer, a.w., bl. 40.

de(s).[155]) Die wyse waarop die versoening geskied, hang af van die aard van die sonde waarvoor die straf opgelê is.

Oorspronklik was dit die reël in die Gereformeerde Kerke dat openbare sondes wat ergernis veroorsaak het, alleen in die openbaar versoen kan word.[156]) Openbare versoening beteken versoening beide voor die Kerkraad en voor die gemeente. Openbare versoening kon ook beteken versoening voor die kerkraad tesame met die bekendmaking van dié feit aan die gemeente.[157]) As die versoening voor die kerkraad of 'n kommissie uit die kerkraad sonder meer plaasvind, is dit 'n geheime versoening. Op die reël dat openbare sondes ook in die openbaar versoen moet word is in die loop van tyd meer en meer uitsonderinge gemaak. Die rede vir die oorspronklike afwyking was volgens Jansen „omdat het, hoewel eene openbare zonde, zoolang geleden was, dat de gemeente het blijkbaar was vergeten, en het verkeerd zou zijn, de oude zaak opnieuw weer publiek te maken." [158]) Tans geld in die Ger. Kerke in Nederland die reël dat die Kerkraad in elke gegewe geval besluit of die versoening openbaar sal wees of nie.[159]) Die betrokke artikel lui as volg: „Van al zulke zonden die van haar nature wege openbaar, of door verachting der kerkelijke vermaningen in het openbaar gekomen zijn, zal de verzoening (wanneer men genoegzame teekenen van boetvaardigheid ziet) in zulken vorm en manier geschieden als tot stichting van iedere Kerk door den Kerkeraad bekwaam zal geoordeeld worden." [160])

In die Gefedereerde N. G. Kerke in Suid-Afrika het die openbare versoening voor die gemeente, sover ons bekend is, heeltemal in onbruik geraak. Die versoening geskied op besluit van die kerkraad, met mededeling van die besluit van die Kerkraad aan

---

[155]) K. art. 239; O. 235; N. 317; c.f. Jansen, a.w., bl. 235 v.v.

[156]) Soos bepaal op Sinode van Emden 1571, art. 29. — Sien *Kerkelijk Handboekje*, bl. 40—41 en Acta Middelburg 1581, art. LXIII (*Handboekje*, bl. 158). — H. Bouwman, a.w., II, bl. 651 omskrywe 'n openbare sonde as volg: „(a) Bij bepaalde afwijking in de leer, wanneer iemand openlijk zijn mening verkondigd heeft hetzij door geschriften, hetzij in openbare vergaderingen, en dus zijne afwijking van de leer der Kerk algemeen in de gemeente bekend is; (b) Wanneer hij door zijn wandel openbaar tot schande geworden is, en (c) wanneer de Kerkeraad de zonde openlijk aan de gemeente heeft bekend gemaakt."

[157]) Sien besluit Part. Sinode van Dort 1574, art. 21 (*Kerk. Handboekje*, bl. 93) en Dort 1618, art. LXXV (*Kerk. Handboekje*, bl. 246).

[158]) Jansen, *Tucht*, bl. 238.

[159]) Ibid., bl. 241.

[160]) Jansen en de Moor, *Kerkenordening*, art. 75. C.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 650—654.



die betrokkene op die kerkraadsvergadering, of persoonlik deur 'n afvaardiging uit die Kerkraad.

B. Weeropneming na Ekskommunikasie.

Hieroor bevat ons Reglemente geen bepaalde voorskrifte nie, omdat dit uiters selde, indien ooit, sal voorkom dat iemand na ekskommunikasie weer opgeneem word.

1. Die voorwaarde vir weeropneming is, volgens Jansen en Bouwman,[161]) die volgende:

a. Die begeerte tot weeropneming moet van die afgesnedene self uitgaan.

b. Hy moet sy boetvaardigheid betoon in woord en daad.

c. Die kerkraad moet sy aansoek oorweeg, en het die reg om 'n proeftyd vas te stel.

d. Die kerkraad moet die gemeente ken in die saak. Hulle moet aan die gemeente kennis gee dat die voorneme bestaan om die persoon op 'n sekere dag weer openlik in die gemeente op te neem as daar geen besware teen so 'n stap voor die datum ingebring word nie. Gewoonlik word die kennisgewing by 'n nagmaalsgeleentheid gedoen, met die byvoeging dat die persoon met die volgende nagmaal opgeneem sal word.

2. Die weeropneming moet voor die gemeente geskied. Aangesien die persoon in die teenwoordigheid van die gemeente geëkskommuniseer is, moet hy ook weer voor die gemeente opgeneem word. Op hierdie reël mag geen uitsondering gemaak word nie. Die versoening geskied in die gemeente van die plek waar die persoon op die tyd van sy weeropname woon.

Dit geskied met gebruikmaking van die bepaalde formulier wat ongeveer die volgende inhoud het: Na 'n inleidende woord word aan die afgesnedene gevra of hy waaragtig berou het oor sy sonde; of hy glo dat sy sonde hom om Christus wil vergewe is; en of hy hom voorgeneem het om voortaan 'n godsalige lewe te lei. Op sy bevestigende antwoord word verklaar dat hy weer in sy volle regte as lidmaat herstel word; die gemeente vermaan om die persoon in liefde te ontvang; en 'n slotgebed gedoen.

9. *Voortdurende ontevredenheid in 'n gemeente.*

Wanneer daar sonder dat daar 'n bepaalde klag teen die leer of lewe van 'n leraar ingebring word, tog voortdurende ontevredenheid in 'n gemeente heers, sal dit die plig van die Kerkraad wees om alles in sy vermoë te doen om die vrede te herstel. As

---

[161]) Sien Jansen, *Tucht*, Hoofs. XI, bl. 318—331. — H. Bouwman, a.w., II, bl. 654 v.v.

die Kerkraad dit nodig ag mag hy die hulp van een of twee leraars, met wie die betrokke partye tevrede is, inroep. Indien hierdie pogings nie die gewenste resultaat het nie en die gemeente skade ly, mag die ontevredenes hulle by wyse van 'n versoekskrif [162]) tot die Ring wend, en selfs in beroep gaan by die Sinode.[163])

§ 5. BESONDERE BEPALINGS VIR DIE RING.

A. Prosedure i. v. m. appèlle.

1. Wanneer die voorsitter van die Ring, of in sy afwesigheid die scriba, die stukke, wat betrekking het op 'n saak in beroep, ontvang, stel hy 'n afskrif daarvan in hande van die Kerkraad ten einde daaroor te berig.[164])

2. Hierdie berig van die Kerkraad word aan die appellant gestuur, met die versoek om sy antwoord daarop so spoedig moontlik aan die Voorsitter van die Ring te besorg.[165])

3. Hierdie stukke, sowel as die memoranda op enige ander punte waaromtrent die Voorsitter van die Ring, of Ringskommissie wat die ondersoek ingestel het, nadere besonderhede wou gehad het, word aan die Ring by sy eersvolgende vergadering voorgelê. Dit kan die gewone vergadering van die Ring wees, maar ook 'n buitengewone, wat, weens die erns van die saak, byeengeroep is.[166])

4. Die Ring behandel die saak op grond van die stukke voor hom. Indien nodig mag hulle van die partye en getuies oproep om persoonlik voor hulle te verskyn. In die Transvaal is dit verpligtend dat albei partye persoonlik sal verskyn.[167])

5. Na verhoor doen die Ring uitspraak en stuur afskrifte daarvan aan die Kerkraad en al die betrokke partye.[168])

6. Indien, ingeval van 'n appèl van 'n vryspraak die Ring die beklaagde skuldig vind, kan die Ring hom bedien van die strafmiddels soos voorgeskrywe vir die Kerkraad.[169])

Ons wys daarop dat dit die *Ring* is wat uitspraak moet gee. Die Ringskommissie mag belas word met die ondersoek en desnoods ook 'n voorlopige uitspraak gee, maar in geen geval kan die Ringskommissie 'n finale beslissing gee nie.

---

[162]) Die Transvaal en O.V.S. bepaal dat 2/3 van die gemeente die versoekskrif moet teken.
[163]) K. arts. 248—251; T. arts. 350—353; O. arts. 234—237.
[164]) K. art. 256; T. art. 354; O. art. 262; N. art. 295.
[165]) K. art. 256; O. art. 262.
[166]) K. art. 257, 258; T. art. 360; O. art. 263; N. art. 297.
[167]) K. art. 258; T. art. 361; O. art. 264.
[168]) K. art. 259; T. art. 366; O. art. 265; N. art. 303.
[169]) In die provinsies (Kaap en O.V.S.) waar daar so 'n appèl is. K. art. 260; O. art. 266.



B. Sake wat in eerste instansie voor die Ring dien:

I. *Persone aan die opsig en tug van die Ring onderworpe:*

Aan die opsig en tug van die Ring is onderworpe: professore in die Godgeleerdheid, predikante, emeriti, kandidate tot die Heilige diens, sendelinge, Kerkrade en diensdoende kerkraadslede binne sy ressort.[170]) In die Kaap en die Vrystaat staan geordende buitelandse Sendingarbeiders onder die tug van die Ring maar in Transvaal en Natal onder die tug van die Sinodale Sendingkommissie.[171])

Wat die binnelandse sendelinge en ander werkers in Sendingwerkkringe betref, is die posisie as volg: Hulle staan onder toesig van die Rings- of plaaslike Sendingkommissies; maar indien daar tug op hulle uitgeoefen moet word geskied dit deur die Ring van die moederkerk ingeval van blankes en die Ring van die Sendingkerk in die geval van nie-blankes.[172])

Waar reeds selfstandige gemeentes van die Sendingkerk bestaan, oefen die Sending Ring self tug uit oor die Evangeliedienaars, met dié voorbehoud dat blanke sendelinge onderhewig is aan die tug van die moederkerk alleen.[173])

II. *Prosedure voor die Ring.*

Enige klag wat by die Voorsitter van die Ring, of in sy afwesigheid, of indien hyself in die saak betrokke is, by die scriba van die Ring ingedien word; of 'n nadelige gerug waarvan kennis geneem word, moet skriftelik tot die kennis van die Ringskommissie gebring word ten einde 'n voorlopige ondersoek in te stel.[174])

Die verdere bepalings van prosedure is verskillend vir die verskillende Kerke. Ons bespreek eers die prosedure in die Kaapse Kerk:

a. Die Voorsitter van die Ringskommissie stuur onmiddellik aan die beklaagde 'n afskrif van die klagte of kennisgewing van die nadelige gerugte; en gee hom die geleentheid om sy bekentenis en verantwoording, met sodanige opheldering as wat hy daarby mag nodig ag, binne die tydperk van drie weke by die kommissie in te dien.[175])

---

[170]) K. art. 261; T. art. 349; O. art. 238; N. art. 295.
[171]) T. art. 274 (8); N. art. 150.
[172]) T. art. 279 (4) en (9); O. art. 195.
[173]) K. art. 334; T. Grondwet Sendingkerk, art. 10 (a); O. Grondwet Send. Kerk (Bylae) art. 18.
[174]) K. art. 261; O. art. 240—241; T. art. 355; N. art. 296.
[175]) K. art. 262.

b. As die beklaagde die klag in sy geheel of gedeeltelik ontken en dit uit die ingekome stukke nie blyk dat daar 'n prima facie saak is nie, stel die kommissie 'n voorlopige ondersoek in. As dit skriftelik geskied, word aan die beklaagde 'n afskrif gestuur van die gehoue briefwisseling. Waar die kommissie dit nodig ag, gee hy, met bepaling van tyd en plek, kennis aan die beklaagde en waar 'n bepaalde klag ingedien is ook aan die klaer, om met hulle getuies voor hom te verskyn.[176]) M.a.w. die Ringskommissie tree nou op as Hof van voorlopige ondersoek om uit te maak of daar genoegsame gronde is om die saak vir verhoor na die sitting van die Ring te verwys.

c. Kennisgewing van die uitslag van die Kommissie se ondersoek — hetsy dit 'n geval van bekentenis is, hetsy die klag vir verdere behandeling aangeneem of van die hand gewys word — word sonder uitstel aan die klaer en beklaagde kennis gegee. En dit word aan die Voorsitter van die Ring gestuur om aan die eersvolgende vergadering voorgelê te word. M.a.w. selfs al sou die klaer of beskuldigde berus in die bevinding van die Ringskommissie, is die saak nog nie finaal afgehandel voordat die Ring sy oordeel oor die bevinding van die Ringskommissie uitgespreek het nie. Indien die Ringskommissie b.v. die klag van die hand wys en die klaer het daarin berus, sou die Ring nog kon oordeel dat daar wel gronde vir 'n klag is en die saak verhoor. Indien die Ringskommissie die klag afwys en die *klaer* hom beswaard voel, het hy die reg om die oordeel van die Ringskommissie aan die Ring voor te lê.[177])

d. As die oortreding waaroor die beskuldiging gaan, van 'n ernstige en gerugmakende aard is, mag die Ringskommissie, die aangeklaagde provisioneel in sy diens skors in afwagting van die oordeel van die Ring.[178])

e. As dit by die voorlopige ondersoek mag blyk dat daar genoegsame gronde vir 'n saak is, stel die kommissie 'n akte van beskuldiging op. Dit word minstens ses weke voor die Ringsvergadering aan die klaer en beklaagde gestuur, met bepaling van die tyd en plek waar hulle met hulle getuies voor die Ring moet verskyn.[179])

Die bepaling dat die Ringskommissie die akte van beskuldiging opstel kom vir iemand wat onbekend is met kerklike prosedure miskien vreemd voor. Waarom moet die akte van beskuldiging deur die Ringskommissie opgestel word? Hoe kan die hof wat die

[176]) K. art. 263.
[177]) K. art. 265.
[178]) Art. 268.
[179]) Art. 266.



voorlopige ondersoek ingestel het, nou skielik die beskuldiger of publieke vervolger word — en dit terwyl die Ringskommissielede ook lede is van die „hof", (Ring) wat die saak verder moet verhoor? Prof. Moorrees het dié punt tydens die verhoor van die meergenoemde du Plesssis-saak as volg verduidelik: „Wanneer 'n klag van onsuiwerheid teen 'n predikant ingedien word, dan word die klag in die hande van die Voorsitter van die Ring gestel. Hy stel die Ringskommissie aan om ondersoek te doen. Dis die Ringskommissie wat die akte van beskuldiging moet opstel, en nie die klaer soos somtyds in ons geskiedenis gebeur het nie." [180]) Verder het Prof. Moorrees verklaar dat die klaer net die aanbrenger van die klag is en dat hy functus officio is sodra as dit geskied het. In die verdere verloop van die saak tree hy nie as klaer op nie maar as vernaamste getuie. „My kontensie," aldus prof. Moorrees, „is dat die hele idee van die kerklike tug is dat die kerk juis wil verhinder dat daar twee partye is, wat teenoor mekaar staan en mekaar haat en met mekaar twis. Daarom neem die kerk die vervolging in hande. Dieselfde beginsel geld by die kerkraad en by die Ring." [181])

Professor Moorrees is weerspreek deur die moderator, ds. Hugo. Ds. Hugo het verklaar dat daar 'n verskil is tussen die prosedure op die Kerkraad en op die Ring.[182]) Op 'n vraag of dit korrek is dat daar in sake i.v.m. die kerkleer geen klaer is nadat die akte van beskuldiging opgetrek is nie, het hy geantwoord: „Ja, so is gesê, en so oordeel sommige waarskynlik, maar in my ondervinding van die kerk en tugsake oor 42 jaar, in al die sake waarmee ek te doen gehad het, is nog altyd die gewone beskouing gehuldig wat ons in die Reglement oor tug vind, naamlik ons neem die woorde letterlik soos hulle daar staan 'klaer en beklaagde'." [183]) Hy het ook daarop gewys dat hy persoonlik as een van die klaers op die Ringsvergadering behandel is, nie as 'n blote *aanbrenger* nie, maar as die *aanklaer* met die reg om 'n pleidooi te lewer, ens., en daar is aan een van die klaers, wat toevallig ook lid van die bepaalde Ring was, sitting geweier omdat hy as *klaer* betrokke was in die saak.[184])

Daar bestaan dus geen ooreenstemming tussen die praktyk soos uiteengesit deur ds. Hugo en die kerkregtelike teorie soos uiteengesit deur Prof. Moorrees. Volgens prof. Moorrees moet die Rings-

[180]) *Die Kerksaak*, bl. 73.
[181]) Ibid.
[182]) Ibid., bl. 106.
[183]) Ibid., bl. 110.
[184]) Ibid., bl. 106.

kommissie optree as „publieke vervolger",[185]) maar hulle bly terselfdertyd ook nog lede van die hof wat kan stem wanneer uitspraak gegee word, want, soos prof. Moorrees verklaar, „hulle is vervolgers nie in die sin van die burgerlike hof nie, maar vaderlike opsieners." Hierdie standpunt van prof. Moorrees kom in die gedrang wanneer ons let op die voorgeskrewe vorm waarin die akte van beskuldiging opgestel moet word. Dit lui as volg:

„Aan die Hoogeerw. ........................ (1) van die Ring van ........................

Die klag van ........................ (2)

Gee met verskuldigde eerbied te kenne:

Dat ........................ (3) in stryd is met die Bybel, Gods Heilige Woord, en die daarop gegronde Formulier van die Nederduitse Gereformeerde Kerk ........................ (4)

Dat die weleerwaarde ........................ (5) 'n predikant van die N.G. Kerk, die bowegenoemde dwaalleer hou en leer, daar hy die ................ (6) geleer het ................ (7) Mag dit derhalwe U hoogeerwaarde ................ (1) behaag om te gelas dat hierdie aanklag beteken word aan die Weleerw. ................ (5) en dat hy opgeroep word om te verskyn voor u om hom daarop te verantwoord, en dat, as hy skuld erken, of as dit teen hom bewys word, sodanige sensuur op hom toegepas word as wat deur die Woord van God en die artikels van die wet betreffende die tug van die Kerk in sulke gevalle voorgeskryf word, sodat die suiwere leer van Gods Heilige Woord, soos dit deur ons Kerk bely word, suiwer en onvermink gehandhaaf en geleer mag word.

Of, ingeval u anders mag oordeel, mag dit u dan behaag om in die onderhawige geval te handel soos dit u mag voorkom nuttig en gepas te wees.

Ingevolge die eis, ens.

........................ (8)

As getuies .................... (9) ........................

En so vervolgens.

N.B. In die ruimtes deur die syfers in bowestaande vorm aangedui, moet die volgende ingevul word:

(1) Die naam van die Kerkbestuur.

(2) Die naam van die klaers.

(3) Die dwaalleer waaromtrent die beskuldiging gemaak word — byv. dat Christus nie waaragtig God is nie; dat daar geen persoonlike Duiwel is nie, ens.

(4) Dié gedeeltes van Gods Woord en die artikels en gedeeltes

[185]) In die betekenis waarin „publieke vervolger" in die burgerlike howe optree.



van die Geloofsbelydenis wat bestry word deur die onderhawige dwaling.

(5) Die naam van die beskuldigde.

(6) Die wyse waarop hy sy dwaling geopenbaar het.

(7) Die plek en tyd waarop dit geskied het.

(8) Handtekening van die klaers.

(9) Handtekening van getuies, as daar is." [186])

As dit 'n klag is weens onsedelikheid ens., word die Akte van beskuldiging in dié voege gewysig.[187]) ............ „Dat die weleerw. .......... predikant van die N. G. Kerk te .......... hom skuldig gemaak het aan die sonde van .......... deur op die dag van die maand .......... van die jaar .........., of daaromtrent, te ......... in die distrik ........., deur ......... tot groot skade en skande van die godsdiens en van sy heilige amp ........." ens.

Volgens hierdie aktes van beskuldiging skyn dit asof die oorspronklike *klaers* se name by (2) ingevul moet word en dit ook hulle is wat by (8) moet teken. Al die artikels wat die prosedure van die verhoor beskrywe maak deurgaans melding van *klaer* en *beklaagde*. Die „*klaer* sowel as die *beklaagde* het die reg om getuies deur die Voorsitter bepaaldelik op gegewe vraagpunte te laat hoor. Aan hulle word daarby geleentheid gegee om hul belange voor te dra, met byvoeging van al wat na hulle oordeel die saak kan dien." [188])

Om die verwarring en onduidelikheid op te los behoort art. 267 as volg verander te word: „As dit blyk dat daar genoegsaam gronde vir die verdere behandeling van die saak is stel die Ringskommissie *uit naam van die klaers* 'n akte van beskuldiging op ..........." en die vorms vir die akte van beskuldiging kan as volg gewysig word:

„Aan die Heer .......... Voorsitter van die Ring .......... sê Kaapstad.

Insake die klag van N.N. (klaers)

U kommissie het 'n voorlopige ondersoek ingestel en bevind dat daar genoegsame gronde bestaan om die volgende beskuldiging onder u weleerwaarde aandag te bring:

Dat die weleerwaarde ............ ens.:

Die klagskrif word dan as volg onderteken:

*Geteken:* ...... Lede van die Ringskommissie ......

*Mede-onderteken:* ................ Klaer(s) ...............

*Getuies:* ........................................

[186]) K. art. 267 en vorm 17.

[187]) Sien vorm 16.

[188]) K. art. 269; c.f. ook 271, 265, 266.

Hiervolgens is dit duidelik dat die Ringskommissie nie die klag oorneem nie, maar die klaer(s) help om sy (hulle) klag voor die bevoegde hof te bring. Voor dié hof moet die klaer nie bloot as „vernaamste getuie" optree nie, maar as klaende party in die saak.

Indien die standpunt van Prof. Moorrees as die juiste aanvaar word, moet die woord „klaer" in art. 267 en 270 vervang word met *„oorspronklike indiener van klag"* en moet dit duidelik gestel word dat die Ringskommissie in die verdere verloop van die saak as *aanklaers* sal optree en ook in dié hoedanigheid die akte van beskuldiging onderteken. Hulle tree op as klaers voor die Ring terwyl die *oorspronklike indiener van die klag* opgeroep mag word as hoofgetuie. Die feit dat die Ringskommissie sy klag oorneem, ontneem die klaer nie die reg volgens die Kaapse Wet om weer sy klag by die Sinode in te dien as hy nie tevrede is met die uitspraak van die Ring nie.

Hierdie laasgenoemde vorm van prosedure sal verwarring stig en daarom gee ons persoonlik die voorkeur aan die eerste alternatief: die klaer behou sy hoedanigheid, maar word bygestaan deur die Ringskommissie sodat daar geen foute in die prosedure gemaak word nie. Die Ringskommissie, wat reeds bekend is met die saak, neem op die Ringsvergadering die leiding om die saak op 'n ordelike en sistematiese wyse te laat behandel.

Die Transvaalse bepalings maak voorsiening vir 'n voorlopige ondersoek deur die Ringskommissie. As die Ringskommissie die klag of gerug as ongegrond bevind, het hulle die reg om die saak van die hand te wys. Teen hierdie bevinding mag die klaer hom beroep op die Ring. Indien die Ringskommissie egter oordeel dat daar grond vir 'n saak is rapporteer hulle dit aan die Voorsitter van die Ring, wat dan so spoedig as moontlik 'n vergadering van die Ring moet oproep vir die behandeling van die saak. Wanneer die saak van ernstige of gerugmakende aard is sal die Ringskommissie die reg hê om die beklaagde voorlopig in sy dienswerk te stuit.

Hier is daar geen sprake daarvan dat die Ringskommissie die klag oorneem en die klaer verder uitskakel nie.

Die Natalse bepalings is onvolledig en onduidelik. Daar is net die volgende: Wanneer daar 'n klag ingedien is, dan belê die Voorsitter van die Ring so spoedig moontlik 'n vergadering van die Ringskommissie, „sodat die saak tot 'n beslissing gebring kan word", en die volgende artikel lui:

„Wanneer die beskuldiging van 'n ernstige en gerugmakende aard is, soos van onsedelikheid of van slegte lewensgedrag, sal die Ringskommissie die reg hê om die aangeklaagde persoon voorlopig in die diens te skors. Hulle sal van so'n skorsing dadelik kennis gee aan die Kerkraad en aan die Ringsvergadering, wat dan opgeroep moet word." [189])



As ons die twee artikels saam lees skyn die posisie as volg te wees:

a. Die Ringskommissie stel 'n voorlopige ondersoek in. Hulle „beslis" dat die saak ongegrond is en wys dit van die hand. Volgens die resultaat van ons bespreking i.s. die reg van appèl, het die klaer nou geen verdere remedium nie. Hy moet berus in die beslissing van die Kommissie.

b. As die Ringskommissie tot die oortuiging kom dat die saak wel gegrond is, het hulle die reg om die beklaagde voorlopig te skors en onmiddellik 'n buitengewone Ringsvergadering op te roep om die saak te verhoor en uitspraak te lewer.

c. Van die uitspraak is daar vir die *beklaagde* 'n reg van hoër beroep op die Sinode.

Die Vrystaatse bepalings vertoon ooreenkoms met die Kaapse, maar verskil daarin dat hulle dadelik, wanneer daar 'n klag inkom, van die klaer 'n behoorlike akte van beskuldiging eis. „Besware teen die ampsdraers in die vorige artikel genoem met betrekking tot hulle leer, ampsbediening of wandel moet met uitsondering van diegene wat in artikel 194 [190]) genoem by die Voorsitter van die Ring ingedien word. „Die aanklag moet as 'n behoorlike akte van beskuldiging opgestel word met duidelike opgawe van die aard, die plek en die datum van die oortreding." [191])

Die klag word deur die Ringskommissie ondersoek op dieselfde wyse as in die Kaapse Kerk.[192])

Indien die oortreding van minder ernstige aard is, word die bevindinge van die Ringskommissie op sy eersvolgende gewone vergadering voorgelê. As die oortreding van „ernstige aard en daarby gerugmakend is" mag die Ringskommissie die beklaagde voorlopig skors en die Voorsitter van die Ring versoek om so gou as moontlik 'n buitengewone vergadering byeen te roep.[193])

Volgens die Vrystaatse bepaling is daar geen sprake van dat die Ringskommissie die klag oorneem nie. Ons noem b.v. art. 243: „Ingeval die beklaagde die aanklag ontken en die Kommissie die beskuldiging ongegrond vind, word die saak voorlopig van die hand gewys.[194]) Vind die Kommissie na die voorlopige ondersoek

---

[189]) T. art. 355—360; N. art. 296, 297.

[190]) Dit is Sendelinge. — Klagtes teen hulle word ingedien by die Voorsitter van die Sendingring.

[191]) Art. 239.

[192]) Art. 240.

[193]) Art. 245.

[194]) Die Ring moet hierdie bevinding nog goedkeur (art. 246) en die klaer

dat dit nodig is om verder op die saak in te gaan, roep hy die *klaer*, die *beklaagde* [195]) en al hulle getuies op om op 'n vasgestelde datum en plek voor die Kommissie te verskyn, en stel hy 'n volledige ondersoek in na alles wat op die saak betrekking het. Die Ringsvergadering behou sy reg om die *partye* self voor hom te laat verskyn en om nuwe getuienis van albei kante in te win. Daarna doen hy uitspraak oor die saak."

Indien iemand in beroep wil gaan teen die uitspraak van die Ring, sal hy binne die vasgestelde tyd [196]) aan die Voorsitter van die Ring daarvan kennis moet gee. Binne die bepaalde tyd na kennisgewing [197]) moet die vereiste stukke, n.l. 'n afskrif van die uitspraak en 'n memorandum wat die redes vir sy appèl, en alles wat tot sy voordeel strek behels, indien by die scriba van die Sinode. Die scriba van die *Ring* moet aan die teëparty van die appellant kennisgee van die beroep.[198])

Ons reglemente bevat geen voorskrifte omtrent die vereistes vir die aanneming of die aanvaarding van 'n klag teen 'n ampsdraer nie, en bepaal ook niks omtrent die aard van 'n klag wat 'n ondersoek of verhoor regverdig nie. Wat die *aanneming* van 'n klag betref vind ons ook niks in die kerkorde van Dort bepaal nie. H. Bouwman gee die volgende algemene beginsels: „Bij de aanvaarding van eene aanklacht mag het woord van den Apostel Paulus niet vergeten worden (1 Tim. 5 : 19): 'Tegen eenen ouderling neem geene beskuldiging aan anders dan onder twee of drie getuigen.' " Hy wys daarop dat dit 'n gesonde reël is om te volg want „niemand loopt toch meer gevaar voor laster dan de voorgangers der gemeente;" en daarom wil hy dat geen beskuldiging in ontvangs en behandeling geneem sal word tensy dit gestaaf is deur ten minste twee getuies nie.[199]) So het ook die vroegste Nederlandse Kerkvergaderinge geoordeel. Hulle het besef dat die ampsdraer meer as die gewone lidmaat blootstaan aan kritiek en het bepaal dat gewaak moet word dat ampsdraers nie „lichtvaardiglyk aan lastering blootstaan" nie, en andersyds moet toegesien word dat hulle, ingeval hulle „met eenige openbare schanddaad en schelmstuk zich bevlekt hadden, met schande en oneer van hun ambt moest worden verwyderd", soos die Weselse Artikels van 1568 dit stel.[200])

---

het nog die reg van appèl (art. 83).

[195]) Kursivering deur my.

[196]) K. art. 286 (1) *Twee maande*; T. art. 371 en N. art. 310 *veertien dae*; en O. art. 271 *dertig dae*.

[197]) K. art. 287 *Twee maande*; T. art. 371 en N. art. 310 *vier weke*.

[198]) K. art. 286 (2).

[199]) H. Bouwman, a.w., II, bl. 661; c.f. Jansen, *Tucht*, bl. 332—333.

[200]) H. VIII, no. 12 — *Kerk. Handboekje*, bl. 30.



Oor die vraag wat as tugwaardige oortredinge beskou moet word het die eerste vergadering van die Nederlandse Kerke drie groepe onderskei.

1. Die heimlike sondes van minder ernstige aard waarvoor die skuldige met woorde bestraf word op die klassikale vergadering. Die bepaling het gelui: „Zoo zij echter met eenige heimelijke zonde bevangen zullen zijn, zal de censuur overgelaten worden aan de vergadering der Classis. Daarin zal, nadat zij bevolen zijn buiten te staan en van de overigen een eed afgenomen is, dat niemand zal verklappen, wat of door wien iets gezegd is, nauwkeurig onderzoek worden gedaan naar ieder van de Dienaren en Ouderlingen afzonderlijk en nauwkeurig navraag worden gedaan, hoe ieder zich in zijn ambt gedragen heeft. En indien iemand een vermaning zal schijnen noodig te hebben, zoo zal hij, na in de vergadering teruggeroepen te zijn, vermaand worden, of zoo een bestraffing en kastijding noodig is, zal hij worden bestraft en naar de grootte of lichtheid van zijn misdaad worden gekastijd." [201])

2. Die 2e groep het bestaan uit sondes van meer ernstige aard „die wel geduld worden maar toch onderhevig zijn aan bestraffing en censuur. Van dien aard zijn: ijdele nieuwsgierigheid naar onnutte vragen; een vreemde en gezochte manier om de Schriften te behandelen, welke de hoorders ergernis baart, zooals door hen geschiedt die òf meer dan betamelijk is aan hunne bespiegelingen toegeven òf een spel drijven met onpassende allegorieën, of kortom, dingen er bij halen om vertooning te maken, die niet overeenkomen hetzij met het doel, hetzij met de waardigheid der Schriften; het invoeren naar eigen welgevallen in de Kerk van iets dat nieuw en gansch ongewoon is; klaarblijkelijke nalatigheid in hun studiën en de lezing der Schriften; het al te toegevend zich betoonen bij het kastijden der zonden en het al te genegen zijn tot vleierij; eindelijk het al te traag en nalatig zijn in de overige dingen, die tot het ambt behooren. Onkuische aardigheden of onbetamelijke scherts; leugentaal; het rooven van iemands eer of kwaadsprekerij; vuile gesprekken; beleedigende woorden; vermetelheid; opzettelijk bedrog; klaarblijkelijke gierigheid; eerzucht en begeerte naar ijdelen roem; plotseling opkomende en bandelooze toorn; huiselijke oneenigheid; haat en twist; al te scherpe en onmatige bestraffingen; alle onmatige weelde in kleeding, bij tafel en in overige dingen, welke niet betaamt voor een Dienaar des Goddelijken Woords; heimelijk streven om te gebieden en heerschappij te oefenen over de Kerk of hunne ambtgenooten." [202]) Wat hierdie dinge betref word die oortreder eers broederlik ver-

---

[201]) C. VIII, art. 13 (*Handboekje*, bl. 30); c.f. Jansen, *Tucht*, bl. 334.

[202]) Arts, v. Wezel c. VIII, art. 15 (*Handboekje*, bl. 31—32).

maan deur die Klassis, en as dit na twee of drie keer nie baat nie, moet so 'n persoon voor die „vergadering der Classen of de Vierschaar der Synode worden gebracht en daar zal besloten worden wat tot voordeel en nut der Kerken wezen zal." [203])

3. Die 3e groep behels „misdaden, die in de Dienaren geenzins te dulden zijn, ongeveer van dezen aard: ketterij, scheuring, openlijke verachting der Kerkelijke orde; openbare godslastering, die zelfs de straf der burgerlijke Overheid verdient; simonie; onbetamelijke kuiperij om zich in eens anders plaats in te dringen; verlating van zijn dienst en zijne Kerk zonder wettige toestemming en beroeping; de misdaad van vervalsching; meineed; hoererij; diefstal; dronkenschap; wapengeweld en alle geweld, dat burgerlijke straf verdient; ongeoorloofde woeker; dobbelspel en de overige onbetamelijke en door de wetten verboden spelen; het klaarblijkelijk jacht maken op heerschappij over de Kerk en zijn ambtgenooten en alle overige dergelijke misdaden, die hetzij het brandmerk der schande op iemand drukken of in anderen de afsnijding van de Kerk zouden verdienen." [204])

Latere sinodes het heelwat verander aan hierdie lywige bepalinge [205]) sodat ten slotte net die laaste afdeling in 'n verkorte vorm in die Dortse Kerkorde opgeneem is in art. 79 en 80: [206]) „Wanneer Dienaars des Goddelijken Woords, Ouderlingen of Diakenen eene openbare grove zonde bedrijven, die der Kerk schandelijk of ook bij de Overheid strafwaardig is, zullen wel de Ouderlingen en Diakenen terstond door voorgaand oordeel des Kerkeraads derzelven en der naastgelegene gemeente in hunnen dienst geschorst of daarvan afgezet worden, maar de Dienaars alleenlijk geschorst worden. Of deze geheel van den Dienst af te zetten zijn, zal aan het oordeel der Classe staan, met advies van de in Art. II genoemde Deputaten der Particuliere Synode." [207]) En art. 80: „Voorts onder de grove zonden, die waardig zijn met

[203]) Arts, v. Wezel c. VIII, art. 17 (*Handboekje*, bl. 32).
[204]) Wezel c. VIII, art. 14 (*Handboekje*, bl. 30—31).
[205]) Sien, Jansen, *Tucht*, bl. 335—336.
[206]) Jansen en de Moor, a.w., bl. 78—79.
[207]) Let op die verskil in prosedure by die Ger. Kerke en ons. By hulle is die liggaam wat jurisdiksie het in tugsake van ampsdraers nie die Klassis nie, maar 'n gekombineerde Kerkraad saamgestel uit die plaaslike en buurgemeente se Kerkraadslede. Jansen (Tucht — bl. 353) verklaar „de beide Kerkeraden houden een gemeenschappelijke vergadering, onder leiding van den Dienaar der eigen of der naburige gemeente". Indien die saak betrekking het op skorsing sowel as afsitting van die Dienaar moet die saak voor die Klassis, met advies van deputate van die Sinode, dien. By ons is dit net anders om — die afsetting van 'n Dienaar geskied deur die Sinode op advies van die Klassis of Ring, wat die Dienaar ondertussen vir 'n onbepaalde tyd geskors het, (Art. 279 (I) f.)



opschorting of afstelling van den dienst gestraft te worden, zijn deze de voornaamste: valsche leer of ketterij, openbare scheurmaking, openlijke blasphemie, simonie, trouwelooze verlating zijns dienstes of indringing in eens anderen dienst, meineedigheid, echtbreuk, hoererij, dieverij, geweld, gewoonlijke dronkenschap, vechterij, vuil gewin; kortelijk, alle de zonde en grove feiten, die den bedrijver voor de wereld eerloos maken, en in een ander gemeen lidmaat der Kerk der afsnijding waardig zouden gerekend worden." [208])

III. *Die Strafmiddels waarvan die Ring gebruik kan maak.*

Ons kan onderskei volgens die klas van persone op wie die strafmiddels toegepas moet word:

1. Omtrent Hoogleraars en Predikante.

a. 'n Bestraffing, na eis ingerig deur die voorsitter namens die Ring, òf in, òf buite die vergadering.

b. Skorsing in die diens vir 'n bepaalde tyd, sonder verlies van traktement, behalwe wat die vergoeding van die koste van die plaasvervangende predikante betref.

c. Skorsing in die diens vir 'n bepaalde tyd, met gehele of gedeeltelike verlies van traktement.

d. Skorsing in die diens vir 'n onbepaalde tyd, met of sonder verlies van traktement.

e. Skorsing in die diens vir 'n onbepaalde tyd, met ontslag uit gemeente, verlies van traktement, en verval van alle regte op 'n vrye woning en ander toelaes.

f. Uitspraak (met kennisgewing aan die Sinode) dat die hoogleraar of predikant afgesit behoort te word. Hierdie afsetting kan alleen deur die Sinode geskied.

2. Omtrent Kandidate tot die Heilige Diens (Proponente)

a. Bestraffing, na eis ingerig, deur die Voorsitter, namens die Ring, òf in, òf buite die vergadering.

b. Skorsing in die predikdiens.

c. Verklaring dat die kandidaat onberoepbaar is vir die predikdiens vir 'n bepaalde tyd.

d. Verklaring dat hy onberoepbaar sal wees vir onbepaalde tyd.

e. Gehele intrekking van die akte van toelating tot die predikdiens.

3. Omtrent Sendelinge.[209])

a. Bestraffing, na eis ingerig, deur die voorsitter, namens die Ring, òf in, òf buite die vergadering.

[208]) Sien verder. Jansen, *Tucht*, bl. 336—342 en H. Bouwman, a.w., II, bl. 666 v.v.
[209]) Die Tvl. en die O.V.S. maak geen verskil tussen bestraffingsmiddels vir predikante en sendelinge nie.

b. Skorsing in die diens vir 'n bepaalde tyd.
c. Skorsing in die diens vir 'n onbepaalde tyd.
d. Gehele intrekking van die Akte van toelating tot die predikdiens en die bediening van die Bondseëls.

4. Omtrent ouderlinge, diakens en ander minder Kerklike amptenare.
a. Bestraffing, na eis ingerig, deur die voorsitter, namens die Ring, òf in, òf buite die vergadering.
b. Skorsing in diens.
c. Gehele ontsetting van diens met verbeuring van die regte en voorregte aan die bediening verbonde.[210])

Transvaal [211]) voeg nog 'n vierde by: „Algehele ontsetting uit die diens met nie-verkiesbaar-verklaring as Kerkraadslid."

Ons kan die strafmiddels ook onderskei volgens die aard van die straf in:
a. *Skorsing* in die amp, en
b. Ontsetting *uit* die amp.

*Skorsing* beteken die suspendering van bepaalde regte van 'n ampsdraer vir 'n korter of langer tyd; *afsetting* die ontneming van die regte self.[212]) Voetius [213]) gee die volgende indeling:

1. Suspensie in die bediening in sommige amptelike werksaamhede soos die prediking of die bediening van die Nagmaal, hetsy in alle amptelike werksaamhede.
2. Depositio minor wat 'n algehele afsetting is uit die diens van die een of ander besondere plaaslike Kerk (gemeente). In hierdie geval word die afgesette dienaar na die vereiste boete en versoening weer beroepbaar verklaar tot die diens in 'n ander Kerk (gemeente) veral waar die skande nie so bekend is nie of nie soveel beroering veroorsaak het nie.
3. Die depositio major, wat ook degradasie genoem word en 'n algehele afsetting (totalis depositio) is van alle diens in die gehele Kerk en vir altyd. Ons Kerkwet onderskei ook tussen afsetting waarvan daar weer herstel kan wees en afsetting waarvan daar geen herstel kan wees nie.[214])

Die vraag ontstaan of die oplegging van straf op kerklike ampsdraers ook insluit die verlies of suspendering van hulle kerklike regte en voorregte as gewone lidmate?

Die Kaapse Kerkwet bepaal: [215]) „Iemand wat op dié wyse om sedelike wangedrag in sy bediening geskors of daarvan ontset is,

[210]) K. art. 278 (1)—(4); T. art. 363; O. art. 248; N. art. 300.
[211]) T. art. 363 (3) (d).
[212]) Jansen, *Tucht*, bl. 354.
[213]) Voetius, P.E., IV, 868.
[214]) Sien bespreking hieronder.
[215]) K. art. 281.



moet ook geag word as lidmaat van die gebruik van die Bondseëls ontset [216]) te wees. Maar hierdie laasgenoemde ontsetting kan op voldoende blyk van berou en beterskap, deur die Ring waaronder hy ressorteer, opgehef word. Die Transvaalse Kerkwet bepaal:[217]) „Wanneer iemand weens sedelike wangedrag in sy bediening geskors of daarvan ontset word sal dit tewens beskou word dat hy van die Kerklike voorregte wat aan die lidmaatskap verbonde is, ontset word.[218]) Die Kerkwet van die O.V.S.[219]) formuleer dit beter: „Iemand wat weens sedelike wangedrag deur 'n uitspraak van die Ring in sy bediening geskors of daarvan ontset is, verbeur daarmee ook sy lidmaatsvoorregte en moet as onder sensuur vir onbepaalde tyd geag word. By voldoende blyke van berou en betering kan die Ringskommissie aanbeveel dat hierdie bepaling opgehef word."

Die artikels noem die geval van *sedelike wangedrag* maar niks van ander oortredings nie. Jansen [220]) verklaar: „Een ambtsdrager is in qualiteit van lid der gemeente ook aan de tucht over de gemeenteleden onderworpen, maar, wijl hij bovendien ambtsdrager is, komen er voor hem nog een tweetal speciale tuchtmiddelen bij. In het algemeen geldt toch de regel, dat een ambtsdrager, die onder de eigenlijk gezegde tucht staat, b.v. die geschorst is van het avondmaal, zijn ambt ook niet bedienen mag. De schorsing van het avondmaal heeft so ipso ook de schorsing in, of zelfs wel de afzetting uit zijne ambtelijke bediening ten gevolge." Maar wat is die posisie as die skorsing of ontsetting uit die amp voorafgaan soos by ons altyd die geval sal wees? As daar 'n klag teen 'n ampsdraer kom tree die Ring in die saak op en eers daarna, indien die persoon in sy bediening geskors of of daaruit ontset is, kom hy as gewone lidmaat onder die tug van die Kerkraad. Moet ons aanneem dat die meerdere straf altyd die mindere insluit? Dit volg nie noodwendig nie, soos Jansen [221]) ook verklaar: „Derhalve is elk geëxcommuniceerd dienaar tegelijkertijd ook gedegradeerd, maar niet omgekeerd. De gewone loop van zaken bij een concreet tuchtgeval over een ambtsdrager is dan ook deze, dat niet de tucht over de gemeenteleden voorafgaat aan de tucht over de ambtsdragers, maar omgekeerd, dat aanstonds de laatste op hem wordt toegepast en dat die gevolgd wordt door de eerste, zoodat zich het geval kan voordoen

[216]) Die woord *ontset* hier is nie korrek nie. Wat bedoel word is dat die kerklike regte *onbepaald gesuspendeer* word.
[217]) T. art. 367.
[218]) So ook Natal art. 304.
[219]) Art. 249.
[220]) Jansen, *Tucht*, bl. 349—350.
[221]) Jansen, *Tucht*, bl. 350.

dat een ambtsdrager wel geschorst wordt in zijne ambtelijke bediening, maar als hij berouw heeft over zijne zonde, en belijdenis doet, niet geschorst wordt van het avondmaal, of ook, dat hij wel ontzet wordt uit zijn ambt, maar niet afgesneden word van de gemeente."

Die posisie in die Gefedereerde N.G. Kerke skyn ons as volg:

1. 'n Ampsdraer wat weens sedelike wangedrag in sy bediening geskors of daaruit gesit is word ipso facto vir onbepaalde tyd gesuspendeer t.a.v. sy kerklike regte en voorregte.

2. Dieselfde geld wanneer die ampsdraer afgesit word — d.w.s. oor 'n ander oortreding as sedelike wangedrag.

3. 'n Ampsdraer wat weens 'n ander oortreding as sedelike wangedrag *geskors* word, b.v. as gevolg van pligsversuim, of op wie 'n mindere vorm van straf toegepas word, verkeer nie noodwendig ook onder algemeen kerklike sensuur nie, tensy die Ring dit uitdruklik in sy uitspraak vermeld, of indien die kerkraad, na die Ring se uitspraak, self daartoe besluit.

4. Ontsetting uit die amp, al is dit ook permanent, beteken nooit ipso facto ook afsnyding (ekskommunikasie) uit die gemeente nie. Na die afsetting moet die kerkraad teenoor die persoon optree soos teenoor 'n gewone lidmaat wat onder tug staan en die kerkraad kan eers, nadat die tug al sy stadiums deurloop het, daartoe oorgaan om hom af te sny.

## IV. *Prosedure na Uitspraak en toepassing van Straf.*

A. Aan die Kerkraad moet onmiddellik kennis gegee word van die uitspraak. As die Kerkraad kennis ontvang het, sorg hy dadelik dat die dienswerk deur iemand wat daartoe bevoeg is waargeneem word; in die geval van 'n ouderling of diaken, deur een van die afgetrede ouderlinge of diakens wat deur die Kerkraad daartoe verkies word; in die geval van 'n predikant sal die Ring deur die konsulent die nodige reëlings tref om die dienswerk te laat verrig.[222])

Selfs indien die betrokke ampsdraer hom op die Sinode beroep het, kan hy nie sy dienswerk bly waarneem terwyl die appèl hangende is nie.[223])

Ingeval die predikant vir 'n bepaalde tyd geskors is, word die dienswerk op sy onkoste waargeneem. Die Ring moet bepaal hoeveel van sy traktement hy daarvoor moet afstaan.[224]) Indien hy vir onbepaalde tyd geskors word is die Ring bevoegd om te bepaal of hy sy traktement geheel of gedeeltelik sal verloor. Die

[222]) K. art. 279, 283—284; T. art. 368; O. art. 251—253; N. art. 306—308.
[223]) K. art. 280.
[224]) K. art. 282.



Ring het ook in die geval die reg om hom uit die diens van die gemeente te ontslaan, met verlies van al die regte en voorregte wat aan die standplaas verbonde is.[225]) Afsetting deur die Sinode sluit *ipso facto* in verlies van alle regte en voorregte aan die standplaas verbonde.[226])

### B. Opheffing van Straf en herstel in Diens:[227])

1. Kerkraadslede.

a. Die opheffnig van die sensuur — d.w.s. die herstel van die kerklike regte en voorregte aan lidmaatskap verbonde —, kan geskied deur die Ring wat die sensuur toegepas het op grond van voldoende blyke van berou en beterskap, wat ondersteun moet word deur 'n getuigskrif van die Kerkraad waaronder hy ressorteer. Die getuigskrif moet die versekering bevat dat sy gedrag in ieder opsig onberispelik is. Gewoonlik sal die ringskommissie eers 'n ondersoek instel en 'n aanbeveling by die Ring maak.

b. Die herstel van 'n afgesette kerkraadslid, waardeur hy weer as sodanig verkiesbaar word, geskied deur die Ring onder die volgende voorwaardes: (i) Nadat hy blyke gegee het van grondige boetvaardigheid; (ii) Nadat die Ring reeds die sensuur opgehef en hom weer in sy kerklike voorregte herstel het; (iii) Nadat hy na 'n tydperk van minstens drie jaar van die Kerkraad waaronder hy ressorteer 'n getuigskrif van onberispelike gedrag vertoon het.

Die opheffing van sensuur sluit nie die herkiesbaarstelling vir ampsbediening in nie, tensy die Ring dit uitdruklik verklaar en die getuigskrif van die Kerkraad oor 'n tydperk van minstens drie jaar gaan.

2. Dienaars van die Woord.

a. Die opheffing van die *sensuur* — waardeur die persoon weer as gewone lidmaat in sy regte herstel word — geskied deur die liggaam wat hom geskors het, onder die volgende voorwaardes: (i) Na gebleke boetvaardigheid; (ii) Nadat hy 'n getuigskrif van onberispelike gedrag van die Kerkraad, onder wie hy ressorteer, vertoon het.

b. Die herstel van 'n afgesette bedienaar van die Woord geskied deur die Sinode op aanbeveling van die Ring wat hom geskors het, en wel onder die volgende voorwaardes: (i) Na gebleke grondige boetvaardigheid; (ii) Na die opheffing van die sensuur deur die Ring wat dit opgelê het; (iii) Nadat hy van die Kerkraad waaronder hy ressorteer 'n getuigskrif dat hy in ieder opsig onberispelik is, vertoon het; (iv) Mits die sonde, waarom

[225]) K. art. 285.
[226]) K. art. 284.
[227]) K. art. 278 (5), (6), (7); T. art. 369; O. art. 255; N. art. 301.

hy afgesit is, nie tot die mees ergerlike gevalle van oortreding behoort nie, waartoe gereken word owerspel, moord, meineed, growwe diefstal „en wat verder deur die Sinode as sodanig ergerlike misdrywe beskou mag word." [228]) In sulke gevalle kan daar geen herstel wees nie „omdat die eer van God en die welsyn van die Kerk dit verbied." [229]) Die O.V.S. se Kerkwet bepaal dat so 'n persoon tog weer herstel kan word as dit na 'n „proeftyd van jare aan die Sinode duidelik is (a) dat die berou waaragtig is; (b) dat die lewenswandel opreg is; (c) dat die belange van die Kerk dit dringend noodsaaklik maak." [230])

In die Dortse Kerkorde kom geen bepalings i.v.m. die herstel van 'n afgesette dienaar voor nie. Die ouer Kerkordes het wel 'n dergelike bepaling gehad b.v. Emden 1571, art. 34, bepaal: „Maer of die Dienaren des Woorts, ende Ouderlingen ende Diaconen afgheset zijnde, nae dat sy de kercke door hare boete voldoen hebben, wederom tot den dienst behooren toeghelaten te werden, waert datsse wederom vercoren wierden: Soo veel d'Ouderlingen ende Diaconen aengaet, sal het in der Consistorie discretie ofte oordeel staan: maer soo veel wel als de Dienaren des Woorts belanght, sal de Classicale vergaderinghe oordeelen." [231]) Dié bepalings het met die Sinode van 's-Gravenhage 1586 uit die kerkorde verdwyn.[232]) Die beginsel van herstel, indien die oortreding nie tot die mees ergerlike behoort nie, is egter gehandhaaf.[233]) Alhoewel die bepaling uit die Kerkorde verdwyn het, het volgens Jansen die praktyk in die kerk „zich in de richting van de oude bepaling voortbewogen kwam de herstelling in het ambt dan ook gedurig voor." [234]) Die voorwaardes waaronder dit geskied stem ooreen met die wat ons eie Kerkwette stel: „Is een ambtsdrager geschorst, dan kan hij na vereischte boete en verzoening weer van de schorsing ontheven worden en weer in dezelfde kerk dienen. Heeft echter ontzetting plaats gehad, dan werd er tusschen minder en meerder ergerlijke gevallen onderscheid gemaakt. In vele gevallen kan een ontslagen ambtsdrager na oprechte boetvaardigheid en verzoening wel weer in het ambt hersteld worden, maar wat de dienaren des Woords aangaat, dan liefst in een andere Kerk, waar hunne zonde niet zoo bekend werd, en zoo geen ergernis gaf. In enkele van de meest ergerlijke gevallen kan echter geen her-

[228]) K. art. 278 (7).
[229]) Ibid.
[230]) O. art. 255 (5).
[231]) Sien *Kerk. Handboekje*, bl. 42; sien ook Dordrecht, 1478, art. 101 (*Handboekje*, bl. 125); Middelburg, 1581, vraag 41) (*Handboekje*, bl. 170).
[232]) Jansen, *Tucht*, bl. 363.
[233]) C.f. Voetius, P. E., IV, 868, hierbo.
[234]) Jansen, *Tucht*, bl. 363—364.



stelling meer plaats hebben, omdat de eere Gods en die der Kerk het verbiedt, ook al zouden er genoegzame teekenen van boetvaardigheid zijn." [235])

Jansen oordeel dat die klassis (of in ons geval sal dit die Sinode wees) die volste reg het om 'n afgesette Dienaar eers aan 'n ondersoek (eksamen) te onderwerp alvorens hy weer beroepbaar verklaar word. So 'n eksamen is beslis noodsaaklik wanneer „eene dwaling in de leer de reden der ontzetting was." [236])

C. Kerklike Geskille wat voor die Ring dien.

Geskille wat in kerkraadsvergaderings of tussen kerkrade, of tussen kerkrade en lidmate van die gemeente ontstaan, word deur die Ring of die Ringskommissie beoordeel.[237]) Ons het tevore reeds op die verskil tussen judisiële en administratiewe sake gewys. Kerklike geskille behoort tot laasgenoemdes.

Die prosedure is dieselfde as vir tugsake: Die beswaarde wend hom skriftelik tot die voorsitter van die Ring, wat die beswaarskrif in die hande van die Ringskommissie stel om ondersoek daaromtrent te doen. Die Ringskommissie doen op die gewone wyse ondersoek gee provisioneel uitspraak en rapporteer aan die Ring op sy eersvolgende vergadering of op 'n buitengewone vergadering wat vir die doel byeengeroep is.[238])

§ 6. BESONDERE BEPALINGS VIR DIE SINODE.

A. Sake in hoër beroep:

Wanneer die scriba die stukke i.v.m. die saak in beroep ontvang, sal hy dit aan die Sinode, of gedurende die reses aan die Sinodale kommissie, voorlê om te besluit of hulle dit in behandeling wil neem.[239])

As die beroep aangeneem is, stuur die scriba 'n afskrif van die appellant se memorandum, wat die redes vir sy beroep behels, aan die scriba van die Ring, om in die hande van die Ringskommissie gestel te word. Die Ringskommissie stel sonder uitstel vir die scriba van die Sinode 'n rapport op, met byvoeging van afskrifte van al die stukke wat tot die saak behoort.[240])

Die saak word deur die Sinode of, in die jare waarin die Sinode

[235]) Jansen, *Tucht*, bl. 365. Sien verder bl. 366—368.
[236]) Ibid., bl. 367; c.f. H. Bouwman, a.w., II, bl. 668—671.
[237]) K. art. 272; T. art. 358; O. art. 256; N. art. 298.
[238]) K. art. 272—277.
[239]) K. art. 288. Volgens die Kaapse bepaling skyn dit asof die Sinodale Kommissie of Sinode die reg het om 'n beroep te weier. Die gronde waarop dit gedoen kan word, word nie aangegee nie. Hierdie bepaling is nie duidelik nie.
[240]) K. art. 289; O. art. 273; N. art. 314.

nie vergader nie, voorlopig deur die Sinodalekommissie behandel.[241]) In laasgenoemde geval geld die uitspraak provisioneel en bly van krag totdat dit deur die Sinode vernietig, opsygesit of gewysig word.[242]) Dit kom onder die aandag van die Sinode wanneer die Sinodalekommissie verslag gee van sy werksaamhede.

In die Transvaal moet die Moderator besluit of dit nodig is om 'n spesiale vergadering van die Sinodalekommissie op te roep, dan of gewag kan word tot die volgende gewone vergadering.[243])

Dit staan die belanghebbendes vry om hulle belange aan die Sinode of die Sinodalekommissie voor te dra in 'n geskrif waarin die saak uiteengesit word en wat minstens vier weke voor die samekoms van die Sinode of Sinodalekommissie in hande van die scriba moet wees.[244]) Die Vrystaatse Kerkwet bevat nog die verdere bepaling: „Die Sinode of Algemene Sinodale Kommissie stel al hierdie stukke in hande van sy tydelike regskommissie vir ondersoek en rapport en gee daarna sy uitspraak oor die saak." [245]).

Omtrent die uitspraak bepaal die Kaapse Kerkwet: „In geval die Sinode by die behandeling van 'n appél in leerkwessies 'n beklaagde skuldig vind, of die saak van die klaer van die hand wys, sal hy (die Sinode) mag gebruik maak van die strafmiddels,[246]) voorgeskrywe in art. 278, 232 en 237." [247]) Die uitspraak moet op skrif gestel en 'n afskrif daarvan aan die betrokke partye oorhandig word.[248])

Hangende appèl moet 'n kerklike amptenaar wat deur die Ring in sy bediening geskors is, en wat hom op die Sinode beroep het, hom hou aan die uitspraak van die Ringsbestuur.[249])

### B. Sake wat in eerste instansie voor die Sinode dien.

1. Die Sinode of Sinodalekommissie behandel geskille waarin een of meer Ringsvergaderinge, hulle lede, of lede van die Sinode as sodanig betrokke is.[250])

[241]) Volgens hierdie bepaling moet al die sake wat inkom gedurende die loop van die jaar waarin die Sinode vergader voor die Sinode gelê word. Volgens die Transvaalse art. 372 kan die Sin. Kommissie enige tyd 'n spesiale sinodale vergadering oproep as die erns van die saak dit verg.

[242]) K. art. 122 (d); T. art. 190 (3); O. art. 277; N. art. 318; sien ook Van der Westhuizen and another vs. Feenstra N. O. 1839, W.L.D., bl. 312.

[243]) T. art. 372.

[244]) K. art. 291; O. art. 274; N. art. 320.

[245]) O. art. 275.

[246]) Dit is die strafmiddels waarvan die Ring gebruik maak.

[247]) K. art. 292; c.f. T. art. 373.

[248]) O. art. 275.

[249]) N. art. 317.

[250]) K. art. 293; O. art. 267; N. art. 319.



2. Die persoon wat 'n saak voor die Sinode bring, gee aan diegene teenoor wie hy beswaard voel, minstens ses weke voor die opening van die Sinode skriftelik kennis van sy voorneme om 'n klag in te dien, saam met die redes en gronde vir sy klag.[251])

3. Die klaer sowel as beklaagde moet hulle saak by wyse van 'n memorandum behandel en dit vier weke voor die opening van die Sinode aan die scriba besorg.[252])

Met die sake word verder volgens die gewone reëls gehandel.

Die Transvaalse wette en bepalinge bevat niks i.v.m. sake wat in eerste instansie voor die Sinode dien nie, maar het die volgende algemene bepalings: „As 'n meerdere Kerkvergadering gewaar word dat 'n mindere Kerkvergadering op verkeerdhede wat daar bestaan geen ag gee nie, of 'n beswaar wat onder hul aandag gebring is, sonder behoorlike ondersoek opsy sit, sal hulle daaromtrent van die mindere vergadering inligting vra. As die inligting wat gegee word na hul oordeel onvoldoende is sal die meerdere vergadering die mindere vergadering aanspoor om te handel, en na herhaalde weiering of by voortdurende vertraging, eindelik self die ondersoek van die saak in hande neem en uitvoer wat die mindere behoort te gedoen het." [253])

In die ander provinsies word aan die Sinode die reg om onder gegewe omstandighede in die saak van die plaaslike of mindere kerkbesture in te gryp nie uitdruklik gegee nie, maar soos ons in die vorige hoofstuk aangetoon het, het die Sinode in elk geval die reg daartoe.

In verband met die bevoegdheid van die Sinode om dergelike besluite te neem en selfs tug uit te oefen op mindere kerkbesture verwys ons ook na die uiteensetting in die vorige hoofstuk. Die Sinode is ten volle bevoegd om oor sake wat in hoër beroep voor hom gebring word, of in sake wat in eerste instansie voor hom dien, of sake wat nie voor hom gebring word nie maar waar hy selfstandig ingryp te beslis en om sy besluite aan die partye tot die saak op te lê, en desnoods, in geval van verset, uit te voer. In die vorige hoofstuk het ons die *bevoegdheid* daartoe aangetoon en in hierdie hoofstuk die konstitusionele masjienerie waarmee die bevoegdheid uitgeoefen word, behandel.

[251]) K. art. 294; O. art. 268, stel tydperk op *sestig dae*; N. art. 320 (1), stel ook tydperk op *sestig dae*.

[252]) K. art. 295; O. art. 269, stel tydperk op: *vyf-en-veertig dae*; N. art. 320 (2) dieselfde.

[253]) T. art. 328. Die artikel gee aan die Sinode die reg om in te gryp in die sake v. d. mindere vergaderinge. In die vorige hoofstuk het ons trag te bewys dat die Sinode in elk geval daardie reg het.

## HOOFSTUK IX

# DIE KERK IN DIE PRIVAATREG.

§ 1. TEORETIESE BESKOUING.

Die Kerk as vergadering van gelowiges versamel vir godsdienstige doeleindes het behoefte aan organisasie. Die wyse waarop die aangeleenthede van die Kerk onderling gereël word, was die onderwerp van ons ondersoek in die voorafgaande hoofstukke. Maar die Kerk as instituut tree ook op in, en het kontak met, die omringende wêreld. Ofskoon die Kerk volgens Gereformeerde opvatting 'n geestelike liggaam is wat die grond van sy bestaan vind, nie in die wilsuiting van sy lede nie, maar „in het welbehagen van haar Heer en Hoofd, Jezus Christus," [1]) verskyn nogtans die sigbare geïnstituteerde kerk (ecclesia visibilis et instituta) in die regsverkeer as 'n groep persone wat aan die reg van die staat onderwerp is. „Zoo ook kan een gereformeerde Kerk *burgerlijke* rechten willen uitoefenen door het verwerven van eigendommen, daden van beheer, door koop en huur, of het sluiten van contracten. Te dien opzichte nu komt ze onder het gezag van den burgerlijken rechter." [2])

In hierdie hoofstuk wil ons nagaan hoe hierdie uiterlike burgerlike regsbetrekking van die Ned. Ger. Kerke in Suid-Afrika gereël word.

Die eerste probleem waarmee ons in aanraking kom, is die vraag onder watter regsfiguur die kerk tuis gebring moet word. Die probleem is hierin geleë, soos 'n skrywer dit stel:

„De Kerk onderscheidt zich dus van een genootschap, een maatschappij, eene vereeniging, en welke andere zedelijke lichamen het moderne Staatsrecht moge kennen, reeds door haar karakter en haar oorsprong." [3])

As ons uit teologiese standpunt na die kerk kyk, vind ons geen erkende burgerlike regsfiguur waaronder ons die kerk kan tuis bring nie. Tog eis 'n geordende regsverkeer in ons samelewing dat die kerk onder die een of ander erkende regsfiguur ingedeel word. Want daarvan hang dit af watter regsreëls op die kerk in sy burgerlike regsbetrekkinge van toepassing is. Daarom is dit nodig dat ons probeer nagaan hoe ons kerk in Suid-Afrika in die burgerlike reg beskou en behandel word.

Vas staan dat in ons burgerlike reg ons kerk beskou en behandel

[1]) Hoedemaker, *De Kerk en het moderne Staatsrecht*, bl. 7.
[2]) Kuyper, *Tractaat*, bl. 41.
[3]) Hoedemaker, a.w., bl. 7.



word as 'n vereniging. Maar die groot vraag is of ons kerk 'n vereniging is met regspersoonlikheid of sonder regspersoonlikheid. Met ander woorde: het ons in die geval van ons kerk te doen met 'n *onderlinge vereniging*, — „a voluntary association" soos die term in Engels lui wat in ons regspraak algemeen in gebruik is? Of is ons kerk 'n *korporasie* (corporation)? So belangrik as wat die vraag is, so moeilik is dit om daarop 'n heeltemal bevredigende antwoord te gee. Waarin verskil hierdie twee soorte verenigings van mekaar?

Kort gestel kan ons sê dat die kenmerke van die *onderlinge* vereniging is dat die lede kontraktueel verbonde naas en teenoor mekaar staan; dat die regte en verpligtings van die lede *onderling* bepaal word deur die akte van oprigting of die ooreenkoms waardeur die vereniging in die lewe geroep word, dat die goedere en besittings van die vereniging aan die lede toekom en aan hulle behoort; en dat die vereniging bestendigheid besit, d.w.s. dat nieteenstaande die wisseling van die lede die vereniging voort bly bestaan.

In die geval van 'n vereniging met regspersoonlikheid vind ons 'n heeltemal ander regsposisie, soos uit die volgende blyk.

„Persoon" as regstegniese term beteken draer van Regte en verpligtings.[4]) „Persoon" is dus regsubjek. „Persoon" of regsubjek is in die eerste plek die mens. Maar ook iets anders kan regsubjek wees. Want die regsorde kan aan enige iets regspersoonlikheid verleen,[5]) en dit geskied ook as daaraan behoefte bestaan. En hierdie *iets*, wat as regsubjek verskyn en iets anders is as die enkele of individuele mens, word in die regswetenskap aangedui met die term „regspersoon". So word by ons deur die regsorde regspersoonlikheid verleen aan 'n groep mense wat as 'n *eenheid* deelneem aan die regsverkeer.

Oor die beantwoording van die vraag wat in hierdie geval beskou moet word as die eintlike draer van die regte en verpligtings, heers groot verskil van opvatting.[6]) Verskillende teorieë is daaromtrent verkondig, waarvan alleen die teorie van die *fiktiewe persoon* vir ons doel van belang is, omdat dit die teorie is wat in die regspraak van ons Howe konstant gevolg word.

[4]) Sien Asser, *Nederl. Burgerlijk Recht*, Deel I, bl. 631.
[5]) J. Kohler, *Lehrbuch des bürgerlichen Rechts*, Deel I, bl. 320: „Eine Person in der Art könnte jedes Wesen mit einem Rechte verknüpfen, und jedem Wesen Berechtigung irgend welcher Art zuschreiben. Warum soll nicht ein Baum, warum nicht ein Tier Recht haben können ....? wie es beispielsweise orientalischen Rechte gefallen hat einer Pflanze Rechte zuzuschreiben".
[6]) Prof. E. M. Meyers, van Leiden, die bekende Nederlandse regsgeleerde verklaar, „dat wij ons omtrent het onderwerp der rechtspersoonlijkheid nog ten eenenmale niet verstaan. En zoo lang men nog niet in zich de kracht gevoelt om dat misverstand op te heffen, moet men over dit onderwerp wel spreken

Dit is opmerklik dat die teorie van die fiktiewe persoon ontstaan het juis na aanleiding van die kerk wat as 'n eenheid aan die regsverkeer deelneem. Paus Innocentius III het dit in die Kanonieke Reg ontwikkel in verband met die Roomse Kerk.[7]) Hy het besef dat die Roomse Kerk 'n selfstandige bestaan voer. Die kerk as skepping van die Opperwese kan gedink word los van die lidmate wat daaraan behoort. Die kerk is ewig, en bly as *kerk* voortbestaan nieteenstaande die wisseling van individuele lidmate wat kom en gaan. As hulle sterf en ander kom in hulle plek, bly die kerk tog dieselfde kerk: Illis mortius et aliis substitutis est eadem ecclesia. Nou stel Innocentius die kerk voor as 'n persoon staande bo en apart van die lede. Maar hierdie persoon bestaan in werklikheid nie, hy word gefingeer.[8])

Die goedere van die Roomse Kerk behoort dus nie aan die wisselende gelowiges nie, maar aan die kerk self, gedenk as gefingeerde *persoon*.[9])

Terwyl Innocentius die skepper is van hierdie leer, het die groot Duitse regsgeleerde Carl von Savigny dit uitgewerk en gesistematiseer, waardeur dit 'n groot verspreiding gekry het.[10]) En ofskoon sedert dié tyd ander en miskien prakties meer bruikbare teorieë verkondig is, en die regswetenskap hom meer en meer van die fiksie-teorie afwend, word dit in die regspraak van ons Howe en ook die van ander lande nog getrou gevolg.[11]) Tot die verenigings waaraan ons reg regspersoonlikheid verleen en waarop ons Howe die fiksie-teorie toepas, behoort o.a. maatskappye en koöperatiewe verenigings met beperkte verantwoordelikheid.[12])

---

met schroom". Handelingen der Nederl. Juristen-Vereeniging, 53ste Jaargang, Deel II, bl. 28.

[7]) Gierke, *Genossenschaftsrecht*, Deel III, bl. 277 en volg.

[8]) Gierke, *Genossenschaftsrecht*, Deel III, bl. 282.

[9]) Verg. J. Kohler, *Lehrbuch des bürgerlichen Rechts*, Dl. 1, bl. 320.

[10]) Von Savigny, *Das System des heutigen römischen Rechts* (1840), Deel II.

[11]) Gierke, *Deutsches Privatrecht*, (1895), Deel I, bl. 464: „Die Lehre Savignys behauptete lange eine fast unbestrittene Herrschaft und gilt noch heute Vielen als ein unantastbares Dogma." — Hallis, *Corporate Personality* (1930), bl. 5: „There are indeed few jurists who are still prepared to uphold it ...... it is still the theory used in the legal practice of most countries."

[12]) Sien Dadoo Ltd. vs. Krugersdorp Municipality, (1920), A. D. 552, (om maar een uit baie vonnisse te noem): „A registered company is a legal persona distinct from the members who compose it." Wille and Millin, Mercantile Law of South Africa (1941), bl. 537: „In dealing with Co. Law, we find ourselves at the outset with the necessity of grasping the fundamental idea that a company, although consisting of individuals, has a personality entirely distinct from them. It is itself a person — an 'artificial' person, it is true — in the fullest sense." En verder: „The company itself is an imaginary entity entirely distinct from the human beings who compose it, and who are called members or shareholders."



Nou ontstaan die onderlinge vereniging deur blote ooreenkoms, d.w.s. sonder inagneming van voorgeskrewe formaliteite. Die oprigting van so'n vereniging is dus gewoonlik 'n eenvoudige saak. Die oprigting van 'n vereniging met regspersoonlikheid daarenteen gaan met meer moeite gepaard. Die Staat kan by 'n spesiale wet direk aan 'n vereniging regspersoonlikheid verleen, soos gebeur het in die geval van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns in 1921. Die Staat kan regspersoonlikheid ook indirek verleen, deurdat die vereniging geregistreer word onder die een of ander wet, waarvan die bekendste is die Wet op Maatskappye.[13]) Onder die Wet kan ook geregistreer word verenigings sonder winsbejag, soos art. 21 sulke verenigings noem.[14])

Behalwe in hierdie gevalle kan geen vereniging opgerig na die 31ste dag van Desember 1939, regspersoonlikheid verkry nie, tensy dit as maatskappy geregistreer is onder die wet op maatskappye, of opgerig is onder 'n ander wet wat daaraan regspersoonlikheid verleen.[15])

Maar wat is nou die posisie van verenigings, opgerig vóór 31 Desember 1939, maar nie geregistreer onder die wet op maatskappye of onder 'n ander wet nie? Sou dit vir hulle moontlik gewees het om regspersoonlikheid te verwerf sonder die uitdruklike medewerking van die Staat? Hierdie vraag is vir ons van groot belang aangesien die N.G. Kerke in Suid-Afrika tot hierdie soort verenigings gereken kan word.

Hier moet ons na die beslissings van ons Howe gaan om te sien op watter wyse dergelike verenigings in die verlede beskou en behandel is. Soos Asser dit stel: „Wanneer meerderen zich verbeenigen om gezamenlijk eenig doel na te streven — of wanneer door toeval samengekomen zij eenig doeleinde gemeen hebben — kan het recht de tusschen hen bestaande verhouding op tweeërlei principieel verschillende wijze beschouwen; of het ziet in de verhouding enkel een betrekking tusschen de samenwerkende personen onderling, over en weer zijn dezen aan elkander gebon-

---

[13]) Wet 46 van 1926.

[14]) Art. 21 (1) van die Wet op Maatskappye, soos gewysig by die Wysigingswet (No. 23 van 1939) art. 2: „Wanneer die Minister oortuig is dat 'n bestaande vereniging wat opgerig is, of 'n vereniging wat later opgerig sal word, opgerig word vir enige wettige doel, waarvan die nastrewing bereken is om in die belang van die publiek te wees, en wat voornemens is om sy wins (as daar is) of ander inkomste te bestee tot bevordering van sy doel en die betaling van enige diwidende aan sy lede te verbied, en dat dit wenslik is dat daardie vereniging ingelyf moet word, dan mag die Minister, indien die Akte van Oprigting ooreenkomstig artiekel ses van hierdie wet is, by verlofbrief onder sy handtekening gelas dat die vereniging geregistreer word met beperkte verantwoordelikheid sonder byvoeging van die woord „Beperk" by sy naam, en die vereniging mag daarop aldus geregistreer word."

[15]) Maatsk. Wysigingswet (no. 23 van 1939) art. 2.

den, maar dat is dan ook de *eenige* rechtsbetrekking die bestaat, óf het vat de vereenigde personen als één geheel te samen zóó dat de betrekkingen van hen gezamenlijk met derden als rechtsbetrekkingen niet van hen individueel, maar van de groep worden beschouwd en zelfs hunne onderlinge verhouding van ieder niet tot de andere individuen, maar tot het geheel wordt gedacht. Doet het het laatste dan maakt het de gemeenschap tot rechtspersoon." [16])

In die eerste geval het ons dan 'n onderlinge vereniging, in die tweede geval 'n korporasie.

As ons na die vonnisse van ons Suid-Afrikaanse Howe kyk, vind ons as kenmerke vir die vereniging met regspersoonlikheid gestel, 'n wettige doel, bestendigheid (perpetual succession) en vermoënsregtelike bevoegdheid (proprietary capacity).[17]) Indien 'n vereniging hierdie kenmerke besit, is dit erken as regspersoon, selfs sonder dat regspersoonlikheid daaraan uitdruklik verleen is deur die Staat. Die leidende saak is Morrison vs. Standard Building Society (1932, A.D. 229). In hierdie saak is beslis: „An association of individuals does not always require the special sanction of the State in order to enable it to hold property and to sue in its separate name in South Africa."

Verder: „In order to determine whether an association of individuals is a corporate body, which can sue in its own name, the court has to consider the nature and objects of the association as well as the constitution, and if these show that it possesses the characteristics of a corporation or universitas, then it can sue in its own name." [18]) Die „characteristics" waarna die Hoofregter

[16]) Asser, *Nederlandsch Burgerlijk Recht* (1923), Dl. I, bl. 638.

[17]) Webb & Co. Ltd. v. Northern Rifles (1908 T. S. 462): „The main characteristics of an *universitas*, therefore, are *the capacity to acquire certain rights as apart from the individuals forming it*, and *perpetual succession*." Sien ook o.a.: Cassim vs. Molife (1908 T. S. 748); Tillbrook vs. Higgings (1932 W.L.D. 147); Johannesburg Public Library vs. Spence (5 R. 84).

[18]) In hierdie saak het sitting gehad behalwe die Hoofregter, die Appèlregters Strafford, Curlewis en Roos. Om die belangrikheid van die vonnis haal ons breedvoerig aan. Hoofregter Wessels verklaar o.a.:

„In order to ascertain the Roman Law as to whether an association of persons such as a building society can have a corporate existence without the special sanction of the State, we have been referred to three passages in the *Digest* — D. 3.4.1, D. 47.22.3.1 and D. 34.5.20. These passages are very brief, and merely state that an association of persons cannot be regarded as a *corpus* because there are statutes, *senatusconsulta* and imperial decrees which prevent it. In a few cases, however, such associations are permitted, as in the case of tax-gatherers, and where people combine to mine for gold, silver and salt. Now how much of this legislation formed part of the public law of Rome, and how much part of the private law and how much were mere police regulations, we do not know, for we are ignorant of the provisions of the laws mentioned in *lex* D. 3.4.1. The older commentators have endeavoured by piecing together



verwys is die reeds genoemde „perpetual succession" (bestendigheid) en „capacity of owning property apart from its members" (vermoënsregtelike bevoegdheid).

Op grond van hierdie beslissing van ons Appèlhof is deur ons

texts from the *Corpus Juris* to arrive at some general idea of the scope of the legislation. Faber in his *Rationalia ad Pandectas*, in commenting on D. 3.4.1, says that the provision in the *lex* was based on the principle *salus populi suprema lex* and that the legislature thought it dangerous to allow '*hujusmodi societates sodalitates et collegia*' to exist lest men coming together under some pretext might conspire against the head of the State. Where however, such fear did not exist, persons were entitled to combine as in the case of religious bodies or where persons obtained concessions out of which they could make a profit, or where they combined to mine for gold, silver or salt. In the same way workmen could combine, *item fabris in quorum corpore non nisi artificii sui causa unus quisque assumitur*. Similar associations for a useful purpose were not only permitted but were even privileged — *et si qua alia sunt corpora eandem origionis rationem habentia, id est, quae idcirco instituta sint ut necessariam operam publicis utilitatibus exhiberent*. The commentators also point out that some associations for public benefit were specialy created corporations, others were allowed to act as corporations, whilst yet others were not interfered with — *quae lex aut princeps bono publico vel constituit, vel patitur, vel permittit* (Wissenbach, ad Pand, 3.4.1., No. 2). There is little or no doubt that the older commentators thought that according to the Roman Law an association or combination of individuals could not form a *corpus* or *universitas* unless it had the sanction of the State. Amongst the more modern jurists skilled in Roman law a controversy exists whether in fact all corporations required the sanction of the State. Owing to the sparsity of authority in the texts it is a very difficult matter te determine exactly what associations required the sanction of the State and what did not need a special sanction in order to give them the character of a corporation. Some jurists are of opinion that we must consider the objects and constitution of the association and judge from these whether it possesses the character of a corporation or not. If it has the characteristics of a corporation, and if such a combination is not specially forbidden, then it did not require special permission, from the State in order to function as a corporation (see Goudsmit, *Pandekten Systeem*, par. 36, n. 3; Windscheid, par. 60; Arndts, paras. 44 and 4); Others again hold that the sanction of the State is essential except in the cases of religious bodies, institutions *ad pias causas* and combinations for public purposes — (Savigny *Jural Relations*, trans. Rattigan, p. 180, seqq. vol. 1, tit. 2, s. 111; Sohm, Institutes, 3rd ed. 198—199, 202—203; Sintenis, vol. 1, par. 15) .... I shall now pass on to the Roman-Dutch law. If it is difficult to ascertain the Roman law upon this subject with any degree of accuracy, it is equally difficult to say what the Roman-Dutch law was in the 18th. century. It is true that the Roman-Dutch law was built up on a foundation of Roman law, but it never adopted the Roman law *en bloc*. It certainly never took over any part of the Roman public law or police regulations as part of the common law of Holland. As it is difficult to say how much of the legislation in Rome with regard to *universitates* was public and how much was private law, and how much was founded on police regulations, there must be considerable doubt whether the provisions of the Roman law as to the establishment of *universitate* was ever regarded as part of the law of Holland. *Voet* (3.4.1.) deals with the matter and states that unless a corporation has State sanction it has no *locus standi in judicio* nor has it a *patrimonium*, and therefore the Jews and Anabaptists cannot take legacies, but the writer of the *Aanhangsel to Kerste-*

Howe die regspersoonlikheid erken van verskeie ongeregistreerde verenigings wat vóór die jaar 1939 opgerig is en gedurende ge-

*man's Woordenboek* shows that *Voet* is in error. Most of the other celebrated Roman-Dutch lawyers are silent on the point.

Seeing that we are not at all certain what the Roman law was with regard to the creation of a *universitas*, and seeing that the Roman-Dutch lawyers of the 17th. and 18th. centuries do not specially refer to this matter and adopt the Roman law as laid down in the *Digest*, it is impossible for us to say that the State sanction was in Holland an essential for the creation of a *universitas*, and that without such sanction it cannot sue in its own name. But even if in this respect the Roman-Dutch law had adopted the law as laid down in the *Digest*, it would be difficult to say that a building society was not such a society as the Roman law would have recognised. If the object of the Roman law was to prevent associations from holding property which might become seditious, then this *ratio legis* does not apply to such an institution as a building society which is so favoured by our legislation that it is excluded from the Companies Act and exempted from paying income tax ........

A building society, therefore, belongs to that class of association which Faber calls 'quae idcirca instituta sint ut necessariam operam publicis utilitatibus exhiberent'. Moreover, this particular building society has been in existence in the Transvaal since October, 1891, under the name of the 'Transvaal Permanent Building and Investment Society'. It has been actively operating as a building society since 1891 and only its name was changed in 1929. Its funds amount to £ 726,559, and it holds property in all the provinces of the Union. The Society has brought many actions in its own name in the law courts. Even therefore if it has not obtained State sanction, it certainly has been allowed to carry on business in its corporate name, to hold property and to sue. It therefore falls under the category of associations which have been permitted or suffered to act as corporate bodies without let or hindrance.

This view of our law upon the subject law led me to the conclusion that Gregorowski, J., was right when he held in the case of *Committee of the Johannesburg Public Library v. Spence* (5 Off. Rep. 84) that an association does not always require the special sanction of the State in order to enable it to hold property and to sue in its corporate name in our Courts. In order to determine whether an association of individuals is *a corporate body* which can sue in its own name, the Court has to consider *the nature and objects of the association as well as its constitution*, and if these show that it possesses the characteristics of a corporation or *universitas* then it can sue in its own name ........

A building society is not a partnership in any shape or form. One member of a building society is not the agent of the others and his acts cannot bind his fellow members. Nor can a member of such a society be held liable for the debts of the society. The society exists as such quite apart form the individuals who compose it, for these may change from day to day. It has perpetual succession and it is capable of owning property apart from its members (Webb v. Northern Rifles, 1908, T. S. 462) ........

Where, however, associations are formed after 1909 in the Transvaal, and after 1926 in the Union, *for the purpose of trade*, consisting of more than 20 members, these acts would now apply ........

Associations, however, which were formed before these acts are not effected by this provision (Shaw v. Simmons, 12 Q.B.D. 117). I have, however, no intention of deciding that every association formed before the Companies Acts came into force can sue in its corporate name.

Whether it can or cannot *depends entirely* upon the *nature* of the association,



ruime tyd ongehinderd opgetree het as korporatiewe liggame.[19])

As ons nou ons Ned. Ger. Kerke in Suid-Afrika toets aan die vereistes wat deur ons Appèlhof in die Morrisonsaak gestel is, dan blyk dat aan al die vereistes voldoen word. Daar is bestendigheid (perpetual succession): die kerke bly voortbestaan nieteenstaande die voortdurende kom en gaan van lidmate. Die kerke besit vermoënsregtelike bevoegdheid wat deur wetgewing en regspraak erken is.[20]) En dat ons Hollandse Kerk in Suid-Afrika in lengte van dae reeds bestaan het, is by iedereen bekend. Volgens hierdie toets sou aan Ned. Ger. Kerke in Suid-Afrika ongetwyfeld regspersoonlikheid toegeken moet word. Maar, soos uit die volgende sal blyk, lê daar ernstige struikelblokke in die weg van so'n erkenning. Laat ons die vier provinsies een vir een behandel.

In die Kaap tref ons Ord. No. 7 van 1843 aan wat in art. 8 bepaal: „And be it enacted that no rule or regulations of the said church whether contained in the schedule to this ordinance or to be afterwards framed shall have or possess any direct or inherent power whatever to affect in any way the persons or properties of any persons whomsoever; but all such rules and regulations shall be regarded in law in like manner as the rules and regulations of a merely voluntary association, and shall be capable of affecting the persons or properties of such persons only as shall be found in the course of any action or suit before any competent court to have subscribed, agreed to, adopted or recognized, the said rules and regulations or some of them in such manner as to be bound thereby in virtue of the ordinary legal principles applicable to cases of express or implied contract." [21])

Hier word by wetgewing uitdruklik aan die organisasie, bekend

its *constitution*, its *objects* and its *activities* "........ But for the fact that it — (nl. hierdie bouvereniging) — has not obtained the special sanction of the State it possesses all the characteristics of a *universitas* or corporate body."

[19]) Sien o.a. Cassem vs. United Party Club 1930 W.L.D. 39; Silverman vs. Silver Slipper Club 1932, T.P.D. 355; van Rensburg and others vs. A.T.K.V. (S.A.S. & H.) 1941 C.P.D. 179. Sien ook Wille and Millin, mercantile Law of S.A., bl. 538: „Any particular association, however, which has in the past acquired legal personality without the sanction of the State, will retain its legal personality. Such personality has been held to have been acquired in former years by associations having been permitted to act as corporate bodies without let or hindrance for a substantial period of time."

[20]) Ord. No. 7 van 1843 (Kaap), art. 10. Die Natalse wet No. 13 van 1872. Ned. Her. Kerk Standerton vs. Ned. Her. of Ger. Kerk Standerton, (1893, Hertzog, bl. 69). Sien ook Venter vs. Council D.R. Church (1879 O.F.S. 4); Tillbrook vs. Higgins (1932 W.L.D. 147); Kariega Baptist Church vs. Webber and Webber, 17 E.D.C. 105; Lackey vs. Paarl Congregational Church 1918, T.P.D. 277.

[21]) Statute Law of the Cape of Good Hope, Cape Town, 1862, bl. 611.

as die Ned. Ger. Kerk in Suid-Afrika, regspersoonlikheid ontsê.

Soos ons tevore reeds opgemerk het, is hierdie Ordonnansie ingedien deur die Engelse Prokureur-Generaal Sir William Porter. In sy meer genoemde rapport oor die Ordonnansie verklaar hy: [22]) „The eighth section restrains the church from legislating in temporal matters. Its laws are to possess no direct or inherent power to bind any man. In short, though termed laws, they are in strictness to be destitute of everything that distinguishes a law, imposed by external authority, from a rule assented to and adopted by individual free will. Considered as laws their only sanctions are church censures, and church censures *when unsupported by the civil Power can affect no civil* right save that of reputation, and rarely need affect even that. But the right to secure obedience to its rules from its own members, by the infliction of censures, or if necessary, by expulsion, is a condition of every association and we cannot refuse to a christian church what we concede to a convival club. And, indirectly, the laws of the church may come to bind in temporal matters. But they will do so not because the church laws bind themselves but because certain persons have agreed to them in such a manner as to bind themselves upon the common principles of contract, expressed or understood.

*The Church laws are to be viewed as the rules of a mere voluntary association.*[23])

*It is not said, indeed that the D.R. Church is such a mere voluntary association; a position which her members would deny and which it would have been improper to lay down. But to declare that her legislation shall bejudged of just as if she were such an association, is, I conceive a sound principle and with a legislation so limited, she cannot possibly do harm."* [24])

Maar al bepaal die Ordonnansie nou ook dat „the rules and regulations" van die Kerk „shall be *regarded* in law in like manner

[22]) Sien hoofstuk II supra.

[23]) The Law Quarterly Review, „The Meaning of 'Ecclesiastical Law'," (Vol. 60, July 1944, p. 235) maak die verskil in die posisie tussen die Church of England wat staatskerk is en die ander kerkgenootskappe in Engeland wat 'voluntary associations' is, wat hulle wette betref as volg duidelik: „So long as the Church of England remains established, there is no need to define 'Ecclesiastical Law' any more than there is any need to define constitutional law or any other branch of the law. It is all part of the law of the land, and the classification is merely for convenience of treatment. When the Church of England becomes disestablished, however as has happened in Ireland and Wales, it does become necessary to attempt a definition because the Acts of Parliament which effected disestablishment abolished ecclesiastical law and made it no more than a body of rules by the members of the Church between themselves."

[24]) Ons kursiveer.



as the rules and regulations of a merely voluntary association", en al verklaar die Prokureur-Generaal in verband hiermee ook uitdruklik: „It is not said indeed that the Dutch Reformed Church is a mere voluntary association", dit doen niks af aan die feit dat op ons Kerk in die Kaap toegepas word die beginsels van die „voluntary association" waartoe ons Howe deur hierdie wet verplig is, aan die feit dus dat ons Kerk *in ons reg* verskyn as en is „a mere voluntary association". Daarmee is die Kerk tuis gebring onder 'n regsfiguur waartoe die „social club", die tennisklub, die skaakklub en dergelike meer behoort, al mag die grondslae waarop ons kerk berus, sy doel en sy wette nog so hemelsbreed van die van genoemde verenigings verskil. Voorwaar 'n onwaardige posisie vir ons Kerk om in geplaas te wees.

Ons het hier te doen met 'n brokstuk Engelse reg wat by wetgewing in die Kaap ingeloods is. En waar die Ordonnansie dit nog beperk het tot ons Ned. Ger. Kerk, daar het die Privy Council, in sy bekende vonnis in die saak Long vs. Bishop of Cape Town (4 Searle, bl. 175) dit uitgebrei tot alle kerkgenootskappe in Kaapland. „The Church of England", so verklaar die Privy Council, „in places where there is no Church established by law, is in the same situation with any other religious body;[25]) and the members may adopt rules for enforcing discipline within their body which will be binding on those who expressly or by implication assent to them.

It may be further laid down that, where any religious or orther lawful association has not only agreed on the terms of its union, but has also constituted a tribunal to determine whether the rules of the Association have been violated by any of its members or not, and what shall be the consequence of such violation; the decision of such tribunal will be binding when it has acted within the scope of its authority, has observed such forms as the rules require, if any rules be prescribed, and, if not, has proceeded in a manner consonant with the principles of justice.

In such cases the tribunals so constituted are not in any sense Courts: they derive no authority from the Crown; they have no power of their own to enforce their sentences; they must apply for that purpose to the Courts established by law, and such Courts will give effect to their decision, as they give effect to the decisions of arbitrators, whose jurisdiction rests entirely upon the agreement of parties.

They are the principles upon which the Courts of this country have always acted in the disputes which have arisen between members of the same religious body not the Church of England.

[25]) D.w.s. dit is „voluntary association".

To these principles founded on good sense and justice, and supported by the highest authority, we desire strictly to adhere." [26])

Wat Natal betref het ons meer of min dieselfde posisie as in die Kaap. In wet No. 13 van 1872 van Natal word die siviele regte van die Ned. Ger. Kerk gereël. Omtrent die aard van die Kerkgenootskap bevat hierdie wet geen bepaling nie, — anders dus as die Kaapse Ordonnansie van 1843. Dit bepaal net wie namens die Kerk in regte mag verskyn, en in wie die eiendomme van die Algemene Vergadering en van elke Gemeente gevestig is. Aangesien egter die vonnis van die Privy Council in die saak Long vs. Bishop of Cape Town ook die Natalse Howe bind, omdat die Privy Council ook daar die Hoogste Hof is, bestaan in Natal 'n dergelike posisie as aan die Kaap; die Ned. Ger. Kerk is ook daar „voluntary association" of, in Afrikaans weergegee, 'n onderlinge vereniging.[27])

Die Ordonnansie skyn die kerk as geheel op die oog te hê. Wanneer die Ordonnansie in art. 3 bepaal: „En nademaal dit raadsaam is dat die godsdienstige kerkgenootskap of gesindte gewoonlik bekend as die Ned. Ger. Kerk in Suid-Afrika, met mag beklee sal wees om sy eie inwendige sake te reël. . . ." en in art. 4: „En dit word bepaal dat dit wettig sal wees vir die Algemene Vergadering of Sinode van die gesegde Kerk. . . ." of in art. 6: „En dit word bepaal dat die gesegde Ned. Ger. Kerk sal wees en bly 'n kerk wat sy tug en regering uitoefen deur Kerkrade, Ringe en 'n Algemene Vergadering. . . .", of in Art. 7: „En dit word bepaal dat die Algemene Vergadering of Sinode van die gesegde Kerk te alle tye saamgestel sal moet wees. . . . ens." dan skyn dit duidelik te wees dat ons hier met bepalings vir die *Kerk as geheel* te doen het, m.a.w. dat die Ordonnansie sien op die *Kerkverband* en nie op die plaaslike kerke of gemeentes elkeen afsonderlik nie. In die hoofstuk oor die Kerkverband [28]) is aangetoon dat die Kerk

[26]) 1. Moore, P. C., 461 en volg.; 4. Searle, bl. 175. Na ons Romeins-Hollandse regsoutoriteite word in die vonnis nie verwys nie. Dit het meer gebeur: sien byv. McCullogh vs Fernwoord Estate Ltd, bl. 208, waar Hoofregter Rose–Innes in verband met 'n Privy Council beslissing verklaar: „The Roman-Dutch Law on this point was not discussed either at the first hearing or on appeal. That was unfortunate". Ofskoon ons Romeins-Hollandse reg nie bespreek is nie, bind sulke vonnisse van die Privy Council ons Howe tog. Vir die Engelse reg op hierdie punt sien: General Assembly of the Free Church of Scotland vs. Lord Overtown and Others (1904 A.C. 515).

[27]) Die term *onderlinge vereniging* is juister as die term *voluntary association* waarteen die beswaar gemaak kan word dat dit ons niks spesifieks, niks tipies aangaande die vereniging meedeel nie. Want vir elke vereniging, hetsy onderlinge vereniging of watter ander soort ook, geld die vereiste dat dit tot stand moet kom vrywillig, d.w.s. nie onder die invloed van dwang, dwaling of bedrog nie, — anders is dit nietig, altans vernietigbaar.

[28]) Sien hierbo Hoofstuk IV.



as geheel nie saamgestel word uit soveel individuele *lidmate* nie maar volgens die beginsels van ons kerkreg, uit individuele gemeentes, wat elkeen 'n eie selfstandige bestaan het binne die kerkverband. Dit sou dus heeltemal verenigbaar wees met die Gereformeerde opvatting van ons kerkverband, as aan die gemeentes regspersoonlikheid toegeken word, selfs al word die eenheid van die sinodaal-verbonde gemeentes beskou en behandel as 'n onderlinge vereniging (voluntary association). Maar hierdie opvatting skyn te bots met die beslissing van die Privy Council in Long vs. Bishop of Cape Town. Want ofskoon die vonnis die kerkverband in die eerste plek geld, sal ons tog moet aanneem dat die beslissing ook van toepassing is op al die gemeentes van die kerkgenootskappe in die Kaap. Deur hierdie vonnis word 'n stuk Engelse reg by ons geresipieer, en van toepassing gemaak op alle kerkgenootskappe. . . . op kerkverbande sowel as op gemeentes, al is dit ook langs die weg van wetgewing. Die Engelse reg ken so'n onderskeiding ten aansien van kerkgenootskappe, soos die van die Independente, Baptiste, Presbiteriane ens., nie.

In Transvaal is die toestand enigsins verward en is dit moeiliker om die vraag of die kerk al dan nie regspersoonlikheid besit vir daardie gebied te beantwoord. In die beslissing van die bekende saak van die Ned. Her. Gemeente van Standerton [29]) word altwee kerke herhaaldelik korporasies genoem deur die Hooggeregshof van die Zuid-Afrikaansche Republiek met J. G. Kotze as Hoofregter: „The two separate corporations, to wit, the *Hervormde* congregation and the *Gereformeerde* congregation resolved in 1885 to terminate their existence as such, and together to form another and new corporation or body. This could only be brought about by the consent or acquiescence of each individual member of the two separate corporations." En deur die hof word 'n beroep gedoen op die bekende lex van die Digesta ten aansien van korporasies: „The question now arises whether the plaintiffs are entitled to succeed in this action. The plaintiffs do not sue in their private capacity, but as the Kerkeraad of the Nederduitsch Hervormde congregation of Standerton. It is clear that if, at the time of the completion of the Union in 1885, there were any members of the *Nederduitsch Hervormde* congregation who dit not concur in the union, or acquiesce in it at a later date, those members must be considered to have remained hervormd, and as still constituting the *Hervormde* gemeente of Standerton, and therefore as being entitled to the ownership of the piece of land donated at Trichardtfontein with the church buildings on it.

[29]) 1893, Hertzog, 69.

This follows from the nature of a corporation or religious body (universitas), such as a church association, and from the doctrine applicable thereto. Thus Ulpian says (Dig. 3.4.7.2): Sed si universitas ad unum redit, magis admittitur posse eum convenire et conveniri, cum jus omnium in unum recideret, et stet nomen universitatis." [30])

„The donation was made.... to the *Hervormde* congregation, and hence neither the General Assembly nor the *Kerkeraad* of this congregation, could, without acquiescence and consent of all the members of the congregation transfer the ownership of the land at Trichardtfontein to third persons." [31])

In die saak Louvis vs. Oikonomos [32]) het dit gegaan oor 'n geskil tussen die beheerraad (Council) en die priester van die Griekse gemeente in Johannesburg, as gevolg waarvan die raad besluit het om die kerk te sluit sodat die priester geen dienste meer daarin sou kan hou nie. In sy vonnis word deur regter Gregorowski verklaar: *„The Church, when once it is founded, obtained the status of a corporation under our common law.*" [33]) En volgens regter Wessels in dieselfde saak: „According to our law, individuals may associate themselves together in what is called a *univesitas* or corporation, and these corporations may be roughly divided into *religious* [34]) corporations, eleemasonary or charitable corporations and civil corporations."

In 'n Transvaalse saak van die volgende jaar word egter 'n heeltemal ander leer verkondig.[35]) Daar verklaar regter Jacob de Villiers, die latere Hoofregter van die Unie.

„Now there is no Established Church in this Province. *De Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk van Zuid-Afrika in the Transvaal,* like all other religious societies in the Province, *is a voluntary association, and the law to be applied is the law applicable to such associations.*[36]) And it is a well-settled principle

[30]) Maar waar die universitas gereduseer is tot een lid, is dit die juistere opvatting dat hy eisend en verwerend in regte mag optree, omdat die reg van almal saamgetrek is in die een lid, en die naam universitas bly bestaan.

[31]) Bisset and Smith, Digest of South African Case Law, sub voce Church, vat die vonnis as volg saam: „A religious body or church is *a common law corporation* and cannot be dissolved without the consent of all its members. Where by a majority of the members of a religious body a resolution was passed to dissolve and amalgamate with another religious body and to transfer its property to such body, and the majority objects: *Held,* that the original religious body had not been dissolved and that the minority were entitled as constituting such body to the property registered in its name."

[32]) 1917 T.P.D. 465.

[33]) Ons kursiveer.

[34]) Ons kursiveer.

[35]) De Waal and others van der Horst and others. (1918, T.P.D. 281).

[36]) Ons kursiveer.



that Courts of law have no power to determine disputes amongst members of such an association except for the enforcement of some civil of temporal right. Persons are at liberty to form themselves into any association as long as its objects are not against the law or good morals. They may within the law agree upon any constitution, and frame any rules they chose for the good government and discipline of the association. They are at liberty to establish any tribunals they please to decide questions that may arise within the association. In the case of religious societies Courts of Law do not pretend to exercise any spiritual jurisdiction, and only decide questions of doctrine when necessary for the determination of some right in the legal acceptation of the term.

But that the right of property need not necessarily be involved follows from the case of Brown vs. Les Curé et Marguilliers de l'oevre et fabrique de Notre Dame de Montreal (L.R. 1874—1875) L.R. 6 P.C. p. 157) where the Privy Council peremptorily ordered defendants, who were sued in their corporate capacity as holders of the land and administraters of a certain Catholic cemetery, to give the remains of one Guibord burial in the larger part of the cemetery, reserved for communicants."

*Na verwysing na die saak Long vs. the Bishop of Cape Town* (1 Moo., P.C., at page 461) vervolg die regter: *„As this is a decision of the Privy Council* it is not only entitled to great respect, *but is also binding upon us.*" [37])

Watter een van die twee teenstrydige standpunte moet as die juiste beskou word?

Mens sou as volg kan redeneer. Die ontwikkeling van ons gemene reg, die Romeins-Hollandse reg wat in hoofsaak was en is gewoontereg, vind teenwoordig hoofsaaklik plaas deur middel van die beslissing van ons Suid-Afrikaanse howe. Op die oomblik is die Privy Council ongetwyfeld nog ons hoogste hof van appèl, totdat eenmaal ons Parlement daaraan 'n einde maak. Wat nou gebeur het in die geval van die beslissing in Long vs. Bishop of Cape Town is dat hierdeur die Engelse reg ten aansien van kerkgenootskappe as „voluntary associations" in ons gemene reg geresipieer is en daar deel van vorm. Ons Suid-Afrikaanse howe is aan dié beslissing gebonde.

Hierdie redenering gaan seker op in die geval van die Kaap en Natal. En die vonnis bind ook die howe in Transvaal, soos regter de Villiers in bogenoemde saak verklaar het.

Maar besit hierdie vonnis van die Privy Council wat in die jaar 1863 gevel is, ook terugwerkende krag: M.a.w. kan daardeur aan ons Kerk in Transvaal die hoedanigheid van vereniging met regs-

[37]) Ons kursiveer.

persoonlikheid, van korporasie, wat die Kerk reeds gedurende die tyd van die Republiek verwerf het, ontneem word? As die vonnis van regter Jaap de Villiers in *de Waal and others vs. van der Horst and others* juis is, sou die antwoord bevestigend moet wees. Maar hierteenoor skyn vas te staan dat verkrege burgerlike regte enkel deur verowering en anneksasie nie verlore kan gaan nie. In die beroemde Engelse saak Campbell vs. Hall is beslis: „The laws of a conquered country continue in force untill they are altered by the conqueror." [38]) Dit is Engelse Common Law. So'n verandering het nie plaas gevind nie. Dit het nie by die Verdrag van Vereeniging gebeur nie, en ook later is die deur die veroweraar geen verandering hierin aangebring nie.

So lank ons Appèlhof, en in laaste instansie die Privy Council, hieromtrent geen beslissing gegee het nie, sal die kwessie swewende moet bly. Miskien sal ons *intussen*, wat Transvaal betref, die vonnis van regter Jacob de Villiers as deurslaggewend en as geldende reg moet beskou.

In die Vrystaat vind ons 'n toestand meer of min analoog met die in die Transvaal. In 'n oue vonnis van die hoogste hof van die Vrystaatse word verklaar dat ons Kerk daar 'n vereniging is wat regspersoonlikheid besit, soos uit die volgende blyk: „A Church is a corporation or artificial person and therefore distinct from the individuals forming it." [39]) Ook daar bestaan 'n swewende toestand van onsekerheid totdat ons Appèlhof, en in laaste instansie die Privy Council, daar 'n einde aan gemaak het. Of totdat by wetgewing vasgestel is wat die regsposisie van ons kerke is.

§ 2. PRAKTIESE TOEPASSING.

Die bepalings vir die beheer en administrasie van die stoflike aangeleenthede van die Gefed. Ned. Ger. Kerke vind ons uiteengesit:

1. In die geval van die Kaapse Kerk; in artikel 10 van ordonnansie 7 van 1843 as volg: [40]) And be it enacted that it shall be lawful for the person or persons in whom by the rules and regulations of the said church for the time being the possession or administration of any buildings, lands, funds, moneys, goods, or effects belonging to any congregation or presbytery, or to the general assembly shall respectively be vested to sue and be sued in all actions and suits relating to any matter or thing by any such officer or officers respectively possessed or administered, as if

[38]) Sien Selected Speeches and Documents on British Colonial Policy, 1873—1917, deur A. B. Keith, bl. 41.
[39]) 1879, O.F.S. 4.
[40]) Statute Law of The Cape of Good Hope, Cape Town, 1862, bl. 612.



the same were his or their private property, and in any criminal proceedings the property of any of the matters or things aforesaid may be laid in the person or persons who in any civil action or suit might sue or be sued in respect thereof." En aanvullend hierby Kerkwet art. 376—385 en *Reglement vir die Beheer van Kerklike Goedere en Fondse.*[41])

2. In die geval van die Transvaalse Kerk artikels 374—390 en Reglement vir die Beheer van die Kerklike goedere en Fondse wat behoort aan die Ned. Herv. of Geref. Kerk van Suid-Afrika.[42])

3. In die geval van die Vrystaatse Kerk artikel 91 (9) en Reglement vir die Kerkkantoor [43]) en Reglement van Kerklike Fondse.[44])

4. In die geval van die Natalse Kerk artikel 24 (l) arts. 355—363; en die Natalse Wet No. 13 van 1872.[45])

Hiervolgens kan die regsposisie van Kerkraad, Ring en Sinode t.a.v. die stoflike aangeleenthede bepaal word.

I. Die Kerkraad.

„a. Elke gemeente van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika, as sodanig deur die wettige kerkbestuur erken, is die wettige eienaar van sy goedere, eiendomme en fondse.

b. Die Kerkraad, as verteenwoordigende die gemeente, het die bestier van al sy besittings. Vaste eiendomme word op die Kerkraad getransporteer, en verbande op sy naam geregistreer." [46])

Die Transvaalse kerkwet het dieselfde bepaling met hierdie byvoeging:

„Die kerkraad is daarom bevoeg om alle dade van eiendom te verrig, ook sodanige waarvoor, anders volgens die burgerlike wet, 'n besondere lasgewing vereis sou word, in sover as die bevoegdheid nie deur huishoudelike bepalings beperk is nie." [47]) Verder het die Kerkraad die reg om huishoudelike bepalings op te stel binne die raamwerk van die algemene wette en bepalings. Die huishoudelike bepalings moet goedgekeur word „in 'n gemeentevergadering wat daarvoor belê is en by meerderheid van stemme van die lede wat teenwoordig is. Alle lidmate wat belydenis van geloof gedoen het en nie onder sensuur is nie, is stemgeregtig." [48]) Ons merk hier op:

[41]) Kaap Wetboek, bl. 126. Hierna genoem R.K.G. (Kaap). Vir bepalings, sien bespreking hieronder.
[42]) T. Wetboek, bl. 144. Hierna genoem R.K.G. (Tvl.).
[43]) O. Wetboek, bl. 102. Hierna genoem R.K.K. (O.V.S.).
[44]) O. Wetboek, bl. 109. Hierna genoem R.K.F. (O.V.S.).
[45]) N. Wetboek, bl. 145. Hierna genoem Wet. 13.
[46]) R.K.G. (Kaap); R.K.F. (O.V.S.) (1), dieselfde inhoud en Natalse kerkwette, art. 24 (l); en Wet no. 13, art. 3.
[47]) R.K.G. (Tvl.), art. 2.
[48]) R.K.G. (Tvl.), arts. 3 en 7.

1. *Die gemeente as eienaar.*

Die Gemeente is eigentlik die eienaar van al die goedere en fondse, maar dit word beheer deur die Kerkraad. Beskou ons die gemeente as 'n regspersoon, dan behoort die goed aan die *gemeente* self. Maar indien die gemeente geen regspersoon is nie,[49]) behoort die goed aan al die *gemeentelede* tesame. Laasgenoemde posisie gee aanleiding tot moeilikheid, soos ons hier onder sal sien. Die afsonderlike lede besit dan eigentlik elkeen 'n klein deeltjie van die goed.[50]) Dit beteken egter nie dat 'n gemeentelid geregtig sou wees om sy deel van die bates op te eis as hy b.v. vertrek uit die gemeente of deur ekskommunikasie uitgesit word nie.[51])

2. *Posisie van die Kerkraad.*

a. Waar die gemeente 'n regspersoon is, is die Kerkraad die orgaan. Hy tree op vir die regspersoon; alle regte en verpligtinge wat hy so verwerf het, is regte en verpligtinge nie van homself nie, maar van die gemeente. Sy magte moet afgelei word uit die bepalings van die organisasie, m.a.w. uit die wette en bepalinge van die Kerk.

b. Waar die gemeente nie 'n regspersoon is nie, moet die Kerkraad beskou word as *trustee* van die gemeente eiendomme.[52]) In hierdie geval kan die gemeente geen eiendomme in sy eie naam hou nie, en dus moet sy eiendomme deur iemand anders vir hom gehou word. Daar word dan gebruik gemaak van die Engelse regsinstelling die *trust*.[53]) Alhoewel die *trustee* eienaar is, is hy tog — en nakoming van hierdie verpligting kan in regte afgedwing word — verplig om die trustgoed te hou en te administreer ten behoewe van die bevoordeeldes — in hierdie geval die gemeentelede.[54])

Volgens die bepalings van die verskillende reglemente, maak dit nie veel verskil nie uit watter standpunt ons die Kerkraad beskou — as orgaan vir 'n regspersoon (wat volkome in ooreenstemming sou wees met die kerkregtelike posisie van die Kerkraad) — of as trustee vir 'n onderlinge vereniging van individue. Dié reglemente gee aan die Kerkraad die reg van beheer en beskikking oor die goed van die gemeente. Die vraag is hoe ver die bevoegdheid strek. Elke besondere geval sal op eie meriete beoordeel en behandel moet word. Die algemene beginsel is dat die Kerkraad die goedere van die gemeente moet beheer in belang en ten behoewe van die gemeente. In die geval van verskil oor die vraag of 'n bepaalde handeling van die Kerkraad al of nie binne sy bevoegdheid val, sal nagegaan en uitgemaak moet word: of die handeling beskou kan word as in die belang van die gemeente; of dit nodig was of is ten einde die Kerkraad in staat te stel om op behoorlike wyse sy pligte te vervul. Die burgerlike hof sal alleen dan ingryp as die Kerkraad sy bevoegdhede oorskry het, of iets gedoen het wat, volgens die oordeel van die hof, nie in die belang van die gemeente was nie. In die saak Louvis vs.

---

[49]) Soos alle gemeentes gestig na 31 Des. 1939 seker beskou sal moet word.

[50]) C.f. Reid vs. Stewart and Rex, 1904 T.S., bl. 260 en veral Rex vs. Taubermann 1922, T.P.D., bl. 495.

[51]) Asser, a.w., bl. 689; Goudsmit, a.w., bl. 66; en Lackey vs. Paarl Congregational Union Church 1917, C.P.D., bl. 627; Venter vs. Council D.R. Church 1879, O.F.S., 4.

[52]) Aangesien die Kerkraad as Trustee *eienaar* is ten behoewe van die gemeente, moet ons dan nie aanneem dat die Kerkraad regspersoonlikheid besit nie, en hier optree as regspersoon? Vergelyk die vonnis van die Grikwaland Wes Lokale Afdeling van die Hooggeregshof, van 3 November 1944, in die saak Daniel Bloem vs. The Committee of the Berlin Mission Society: „It is clear *that the Berlin Mission Society which is a voluntary association* has no existence separate and distinct from that of the individual members. It is clear further that *the Committee of that Society, in whom the property is vested, do form a distinct and separate persona in law.* Not the Society, nor the individual members thereof are the owners of the property but the Committee in their official capacity." Kursivering van ons.

[53]) Die Engelse trust het ontwikkel uit 'n baie ou regsinstelling waarvan die eerste spore gevind word in die wetboek van die Saliese Franke aan die weskus van Holland, die Lex Salica van ongeveer 600 n.K. Op die Vasteland van Europa het dit onder die naam Saalmaninstelling vir eeue nuttige funksies vervul (K. Beyerle, Grundeigentumsverhältnisse und Bürgerrecht im mittelalterlichen Konstanz. Deel I: Das Salmannenrecht.) So teen die middel van die vyftiende eeu het dit daar uitgesterf en verdwyn. Oorgeplant na Engeland het dit daarna ontwikkel tot een van die mooiste en nuttigste instellings van die Engelse reg. By ons is dit uit die Engelse reg geresipieer deur gewoonte, regspraak en wetgewing, maar sonder al die dikwels kunsmatige reëls van die Engelse reg. Die grondgedagte van die trust is: reghebbende wees, nie vir sigself nie maar vir iemand anders (of vir die bereiking van 'n bepaalde doel). Grond b.v. word deur die eienaar daarvan getransporteer op die naam van die trustee. Die trustee word regtens eienaar, maar nie ten behoewe van homself nie. Die grond vorm geen deel van sy vermoë nie; sy skuldeisers kan daar geen beslag op lê nie; gaan hy bankrot, val dit nie in sy insolvente boedel nie; sterf hy dan vorm dit geen deel van sy nalatenskap nie en dit vererf dus nie op sy erfgename nie. Die trustee is eienaar, maar gebind aan die bepalings van die trustakte. As hy die trustgoed vervreem in stryd met die trustakte, kan dit van die derde-verkryer opgeëis word, as dié persoon verkry het of nie vir waarde nie *of* nie te goeie trou nie, d.w.s. wetende dat dit trustgoed is. Het die trustee die trustgoed egter vervreem aan iemand wat dit verkry het *vir waarde en te goeie trou* dan word die derde beskerm as volle, vrye eienaar: die trustakte bind hom nie. Dit is ongetwyfeld 'n nadeel wat aan die trust verbind is.

[54]) Vir sake waarin die trust in ons reg erken en gehandhaaf is, sien onder andere Lucas Trustee vs. Ismael and Amod, 1908 T.S. 246; Estate Kemp and Others vs. McDonald Trustee 1915 A.D. 507. Vir volledige informasie aangaande die Trust, sien Topham's New Law of Property, London 1927; Lewin on Trusts, London 1928; Cheshire on Modern Real Property 1925; Maitland, Equity, pp. 23—110.

Oiconomos and Others (1917, T.P.D. 465) b.v: het die hof beslis dat die Kerkraad nie die bevoegdheid gehad het om die Kerkgebou te sluit sodat daar nie meer dienste in gehou kon word nie. So is in die saak de Waal vs. van der Horst (1918, T.P.D. 281) bevind dat die Kerkraad buite sy bevoegdheid gehandel het toe hy die predikant verlof gegee het om tegelyk lid te wees van die Volksraad en predikant van die gemeente met behoud van sy traktement as predikant. So sal die hof, ingeval van skeuring in die gemeente op grond van een of ander leerstellige kwessie, selfs wanneer die meerderheid van die Kerkraad ten gunste daarvan is en besluite neem om gemeentelike eiendomme vir die doel van 'n nuwe gemeente aan te wend, die hof beslis ten gunste van diegene wat by die oorspronklike gemeente bly en dit voortsit. In die bekende Skotse Kerksaak [55]) het Lord Alverstone [56]) verklaar: „The law applicable to funds which have been given for the purpose of a voluntary association such as the Free Church is well settled, and it is not necessary for me to do more than refer to the decision of your Lordships' House in *Craigdallie v. Aikman* [57]) to show that such funds, in the absence of express provision, must be applied for the benefit of those who adhere to the original principles of the founders. If the terms of the foundation of the trust provide for the case of schism the Courts will give effect to them, but if there be no such provision, the cestius que trust [58]) are those who adhere to the fundamental principles upon which the association was founded." Dit is 'n Engelse saak; maar ons howe pas dieselfde beginsels ook hier toe.[59]) Dit maak ook nie saak of die kerk as, *voluntary association*, soos hierbo beskou word en of die gemeente as regspersoon beskou word, soos in die Standerton saak nie. Die hoofsaak is of die liggaam wat beheer oor die goed het binne sy bevoegdhede en in belang van die gemeente gehandel het. In 'n onlangse saak is hierdie beginsels weereens duidelik beskrywe. In *Wilken vs. Brebner and others 1935 A.D. 175* het Hoofregter Wessels verklaar: [60]) „The nature and character of the voluntary association are important in determining the scope and power of the individuals who compose the association. A legal entity or abstraction can exercise

[55]) Gen. Assembly of the Free Church vs. Lord Overtown 1904, A.C. 515.
[56]) Op bl. 704.
[57]) I Dow 16 (E.R. 3, bl. 601—606).
[58]) Die cestui qui trust is die persoon ten behoewe van wie die goed in trust gehou word. Dit is 'n tegniese term van die Engelse reg.
[59]) Sien Dwane vs. Goza and others, 17 E.D.C. 8; Stewart and others vs. Mzimba 9 C.T.R. 96, 153; Alheit vs. Stewart and others 12 C.T.R. 961; Ethiopian Church Trustees vs. Sonjica 1926 E.D.L. 107.
[60]) Op bl. 183.



no functions apart from its syndics. In the case of a *universitas* or *collegium*, a church or a hospital, or what the german jurists call a 'stiftung',[61]) the intention is that the association shall continue for ever and that it shall carry out the purposes of its founder or founders. The founder who endows a *universitas*, as for instance a church or a hospital, determines how the funds of the universitas are to be applied. The founders of a voluntary association may determine what powers the syndics are to possess. The Court will determine according to the nature of the foundation whether the syndics have or have not transgressed their powers, and the Court can be invoked by any member of the association provided the constitution does not expressly or impliedly take away from him this right." [62])

3. *Die Kerkraad se Aanspreeklikheid vir Skulde.*

Die Kerkraad is bevoegd om skulde te maak in belang van die gemeente. Hy maak die skuld namens die gemeente en solank as hy handel binne die grense van sy bevoegdheid is die bates van die gemeente verantwoordelik vir die betaling van die skulde.[63]) In die geval van gemeentes met regspersoonlikheid kan 'n skuldeiser die gemeente as sodanig aanspreek vir die betaling van skulde deur hom gemaak. As die gemeente geen regspersoonlikheid besit nie, word diegene, wat die kontrak gesluit het met die skuldeiser *persoonlik* verantwoordelik gehou vir die betaling van die skulde. In 'n vereniging sonder regspersoonlikheid besit die een lid nie die bevoegdheid om die ander lede van die vereniging te bind deur kontrakte wat hy namens die vereniging aangegaan het nie. So'n ooreenkoms kan die ander alleen bind kragtens volmag uitdruklik of stilswyend verleen, of deur bekragtiging of ratifikasie (uitdruklik of stilswyend).[64]) M.a.w. die individuele lede van die gemeente is nooit aanspreeklik vir skulde deur die Kerkraad gemaak nie,[65]) behalwe:

a. indien bewys kan word dat hulle persoonlik *volmag* verleen het. Dit sal b.v. die geval wees as hulle op 'n gemeentevergadering teenwoordig was en gestem het vir die voorstel om die bepaalde skuld aan te gaan; of

b. indien bewys kan word dat hulle die daad van die Kerkraad bekragtig of geratifiseer het. As die Kerkraad b.v. aan die gemeente bekend gemaak het dat hulle 'n sekere skuld gemaak het

[61]) Sien hieronder voetnoot 98 i.v.m. *Stigtinge*.
[62]) Sien ook Reid vs. S.A. Party Club 1922 T.P.D. 36.
[63]) C.f. Asser, a.w., bl. 645—646; D. 3, 4, 7, 1. Levin vs. Transvaal Miners Association 1912 W.L.D. 145.
[64]) Registrar of Deeds vs. Victoria Club 3 N.L.R. 47.
[65]) Sien Malcomess & Co. vs. Kuhn 1911 C.P.D. 546.

(b.v. lening gesluit om 'n kerk te bou) en die gemeentelede het hulle instemming daarmee betuig, sou dit ratifikasie wees. So ook wanneer aan die gemeente op drie agtereenvolgende Sondae bekend gemaak word dat 'n sekere predikant beroep is en gemeentelede betuig hulle instemming daarmee, is hulle mede aanspreeklik vir die betaling van die salaris van die predikant; of

c. ingeval van estoppel.[66]). Wanneer geen een van die drie gevalle bestaan nie, is die gemeentelid alleen aanspreeklik vir wat hy vrywillig belowe het om by te dra [67]) b.v. sy jaarlikse subskripsie; die bedrag waarvoor hy geteken het op 'n kollektelys; of in die geval van nuwe gemeentes vir die bedrag agter sy naam op die waarborglys.[68])

4. *Die duur van die bevoegdheid van Kerkraadslede is beperk.*

„Lede van die Kerkraad wat volgens die Kerklike wette en bepalings afgetree het, of in hulle bediening geskors is of uit hulle amp ontset is, verloor daardeur die bevoegdheid om te handel in die beheer en administrasie van die goedere en fondse, en sal bowendien verplig wees om aan die Kerkraad, of waar die Kerkraad ontbreek of as liggaam buite werking getree het, aan die Ring waaronder die gemeente ressorteer, rekening of verantwoording te doen, met oorgawe van alle goedere en fondse en alles wat onder enige titel of benoeming onder hul administrasie was, op sodanige tyd as deur die Kerkraad of deur die Ring sal bepaal word." [69])

[66]) Die algemene beginsel van estoppel is dat, as iemand met opset of deur sy nalatigheid 'n valse of verkeerde skyn skep waardeur iemand anders mislei word en die persoon onder die indruk van die misleiding sy posisie tot sy nadeel verander, is die verwekker van die valse skyn daaraan gebonde asof sy skyn die werklikheid is. Die skynverwekker word verhinder, „is estopped", om die skyn te verloën en hom op iets anders te beroep. „It shall be as represented to", heet dit in 'n ou Engelse vonnis. Dit sou ons te ver voer om die leer van die estoppel, wat deur ons uit die Engelse reg oorgeneem is, hier breedvoerig uit een te sit. Ons moet volstaan met na werke oor estoppel te verwys. Vir ons Suid-Afrikaanse reg, sien die Stellenbosche dissertasie van J. C. de Wet: *Estoppel by representation in die Suid-Afrikaanse reg,* (Leiden, 1939), en die werke deur hom aangehaal.

[67]) Sien Wise vs. Perpetual Trustee Company 1903 A.c. 139.

[68]) Sien T. art. 229. Die aanspreeklikheid geld net solank as wat die persoon in die gemeente bly. In die Kaapse Kerk (sien *Waarborgakte,* bl. 153 en *Woordverklaring,* bl. XII, is elke ondertekenaar van die akte van waarborg nie net aanspreeklik vir die bedrag agter sy naam nie, maar in solidum vir die hele bedrag van die predikant se salaris; en dan doen hy ook nog uitdruklik afstand van die beneficium *ordinis seu excussionis et divisionis!*

[69]) R.K.G. (Tvl.) art. 6. Die Kaap het nie so'n duidelike bepaling nie, net: „In alle ander gevalle, by ontstentenis van die Kerkraad, tree die Ring waaronder die gemeente ressorteer, in die plek daarvan op (R.K.G-Kaap art. (b)). Die O.V.S. en Natal het geen bepalinge oor hierdie punt nie.



5. *Verantwoording van die Kerkraad.*

Die Kerkraad moet eenmaal per jaar op sodanige tyd as wat deur die Kerklike Wette en bepalinge vasgestel word 'n volledige geouditeerde verslag van hulle beheer en administrasie van die kerklike goedere en fondse aan die gemeente gee.[70]) In die Kaapse wette is so'n verslag aan die gemeente nie gebiedend voorgeskrywe nie: „Die hou van 'n volledige beskrywing van fondse en goedere onder sy beheer, waarvan jaarliks, indien nodig geoordeel, 'n kort verslag aan die gemeente gegee word." [71]) Die Natalse Kerk het geen bepaling in dié verband nie.

Daar moet ook 'n volledige verslag aan die Ring gedoen word.[72])

6. *Die Kerkraad en Nuwe Gemeentes.*

In die Kerk word dikwels nuwe gemeentes afgestig van gemeentes wat te groot vir deeglike bearbeiding geword het. Die vraag, watter reg die lede van die nuwe gemeente op die eiendomme en bates van die ou gemeente — waarvan hulle tot op die datum van afstigting lede was — het, is vir ons van groot belang.

Privaatregtelik word elke nuwe gemeente beskou as 'n nuwe onderlinge vereniging wat tot stand gekom het. Dit word beskou dat die lede uitgetree het en 'n nuwe vereniging gevorm het.

Volgens die wette en bepalings vir die stigting van nuwe gemeentes het 'n lid van die ou gemeente wat na die afstigting binne die gebied van die nuwe gemeente val, maar wat nie ten gunste van die afstigting was nie, geen regte meer in die ou gemeente nie. Waar die meerderheid besluit tot die stigting van 'n nuwe gemeente, is al die lidmate van die ou gemeente wat onder die nuwe sal ressorteer daaraan gebonde met verlies van alle regte wat hulle onder die ou gemeente sou gehad het.[73])

Hulle het dus geen reg om iets te eis nie.

Maar het die *Kerkraad die reg om 'n skenking aan hulle te maak?* Die Kaapse Kerk is die enigste wat iets hieromtrent bepaal: „By die stigting van nuwe gemeentes word dit aan die betrokke Kerkrade dringend aanbeveel om, nadat hulle hul van die toestemming van die moedergemeentes verseker het, en waar die omstandighede dit mag eis, uit die gemeentelike goedere of fondse van die moedergemeente 'n donasie aan die nuutgestigte gemeente toe te ken." [74])

[70]) R.K.G. (Tvl.) art. 5, T. art. 53; O. Bylae 16, II, 16.

[71]) K. art. 39 (13).

[72]) K. art. 40 (f), 41; R.K.G. (Tvl.) art. 9 en T. art. 50—52; O. art. 95 (2); N. art. 46 (f).

[73]) Sien bepalings vir die stigting van nuwe gemeentes soos behandel in HoofstukV supra. Sien ook Wilken vs. Brebner 1935 A.D. 175; en H. J. Pienaar, *Vrae en Antwoorde,* Kerkbode LV, bl. 403; XXXIX, bl. 72—73.

[74]) K. art. 89 (2) as addendum tussen hakies. Die bepaling het geen bindende

Dit lê in die diskressie van die kerkraad of hy so'n skenking wil maak. Maar indien hy daartoe wil oorgaan, sal hy 'n mandaat daartoe van die moedergemeente moet kry, aangesien so'n skenking beslis nie gedek word deur die bepalings van die algemene mandaat van die reglemente aan die Kerkraad nie.

Die eenvoudigste prosedure sou o.i. wees om by wyse van afkondiging aan die gemeente bekend te maak dat die Kerkraad besluit het om 'n bepaalde skenking aan die nuutgestigte (of nog te stigte) gemeente te maak. Indien 'n lid van die gemeente besware het, moet hy dit voor 'n bepaalde dag by die voorsitter van die Kerkraad indien. As daar geen besware ingedien word nie, mag die Kerkraad na gemelde datum aanneem dat hulle volmag het om aan te gaan.[75])

Het die nuwe gemeente nou die reg om op grond van so'n belofte die skenking te eis? Die antwoord is ongetwyfeld bevestigend as die belofte aan die nuwe gemeente gedoen is, nadat die nuwe gemeente reeds gestig was, en as dit bewys kan word dat die nuwe gemeente die aanbod aangeneem het. Tot op die oomblik dat die nuwe gemeente die *aanbod aangeneem het*, kan die Kerkraad van die moedergemeente dit nog altyd terugtrek.

Gewoonlik, egter, word dergelike beloftes gemaak nog vóórdat die nuwe gemeente tot stand gekom het — die stigting van die nuwe gemeente hang dikwels af van die hulp wat hulle van die moedergemeente ontvang —. Dus die belofte word dan gedoen vóórdat die party bestaan ten behoewe van wie die belofte gedoen word.

Die Kerkraad kan alleen aan sy belofte gehou word indien:

a. Die belofte, na die stigting van die dogtergemeente, op 'n Kerkraadsvergadering herhaal en deur die dogtergemeente aanvaar word; of

b. die Kerkraad die vroeër gedane belofte deur sy optrede na die stigting van die dogtergemeente bevestig, b.v. deur stappe te doen om die belofte uit te voer; of

krag nie — dit is bloot raadgewend (c.f. Voetius, P.E., IV, 217: decreta facta per modum et sub forma consilii synodici — hoofstuk VII supra). Die sinode het natuurlik nie die bevoegdheid om dwingende besluite i.v.m. die beskikking oor die eiendomme van gemeentes te maak nie (sien bespreking verderaan); maar dit sou beter gewees het indien die bepaling as volg gelui het: „Die Kerkraad van 'n moedergemeente het die reg om skenkinge aan nuutgestigte gemeentes te maak, na goedkeuring deur die moedergemeente". C.f. ook K. art. 89 (3) o.i. oorbodige bepaling. C.f. H. J. Pienaar, *Vrae en Antwoorde*, Kerkbode LV, bl. 403.

[75]) C.f. H. J. Pienaar, Vrae en antwoorde, Kerkbode XXXIX, bl. 72—73. Ds. Pienaar gee dieselfde plan aan die hand maar het, soos dit lyk, nie die moeilikheid in verband met die toestemming van *al* die lede van die moedergemeente opgelos nie.



c. die Kerkraad 'n ooreenkoms met iemand gesluit het in die vorm van 'n ooreenkoms ten behoewe van 'n derde (pactum in favorem tertii).

Die ooreenkoms ten behoewe van 'n derde word in ons reg erken, alhoewel die konstruksie daarvan nie besonder duidelik is nie.[76]) Volgens ons reg kan A en B wel deeglik 'n regsgeldige ooreenkoms sluit, waardeur A hom teenoor B verbind tot 'n prestasie aan D, wat nie aan die ooreenkoms deelneem nie. Dit is selfs nie eens nodig dat D tydens sluiting van die ooreenkoms tussen A en B bestaan nie. In McCullogh vs. Fernwood Estate Ltd.[77]) het die Appèlhof die moontlikheid erken dat iemand ten gunste van 'n maatskappy wat nog opgerig moet word, 'n ooreenkoms sluit, maar dit moet 'n ooreenkoms ten behoewe van 'n derde wees, want mens kan nie as *verteenwoordiger* optree van iemand wat nog nie bestaan nie. Volgens ons howe kry die derde nie sonder meer uit die ooreenkoms ten behoewe van hom gemaak 'n reg nie, maar eers nadat hy die voordeel wat vir hom beding is, geaksepteer het.[78]) Tot tyd en wyl dat hy aksepteer, kan die oorspronklike handelende partye nog altyd deur 'n tweede ooreenkoms die voordeel wat ten gunste van die derde beding is, ongedaan maak. Hierdie instelling kan nou as volg aangewend word by die stigting van 'n nuwe gemeente. Die Kerkraad van die bestaande of moedergemeente kan met enige persoon of persone, b.v. 'n vooraanstaande lidmaat of lidmate, 'n ooreenkoms sluit waarby die Kerkraad hom verbind om aan die gemeente wat gestig staan te word 'n skenking te maak van 'n bepaalde bedrag of van bepaalde goedere. Die Kerkraad is nou aan hierdie afspraak gebind, tensy die lidmaat of persone met wie die ooreenkoms gesluit is die Kerkraad van hierdie gebondenheid ontslaan. Word die Kerkraad nie so ontslaan nie, kan die nuwe gemeente sodra dit gestig is die voordeel aanneem, en daardeur die regte verkry soos deur die Kerkraad beloof.[79])

### 7. *Locus standi in judicio.*

In alle regsgedinge, in verband met die gemeentelike goedere

[76]) J. C. de Wet: Die Ontwikkeling van die ooreenkoms ten behoewe van 'n derde, veral hoofstukke VI en VII, en vonnisse daar aangehaal.

[77]) 1920, A.D., bl. 204.

[78]) Verg. Tradesmens Benefit Society vs. du Preez, 5 S.C. 269 Mutual Life Insurance Co. of New York vs. Hotz, 1911 A.D., 556; Van der Plank, N.O., vs. Otto, 1912 A.D. 353; McCullogh vs. Fernwood Estate Ltd., supra.

[79]) In sy aangehaalde werk, gee de Wet 'n ander konstruksie aan die ooreenkoms ten behoewe van 'n derde. Volgens de Wet kry die derde 'n reg sonder enige akseptasie of ander dadigheid van sy kant, maar hierdie reg is onbestendig omdat dit deur die oorspronklike handelende partye ongedaan gemaak kan word. Die derde kan dit egter verhoed deur van die persoon wat ten

en fondse, tree die Kerkraad in sy hoedanigheid as Kerkraad, sonder bepaalde lasgewing, sowel eisend as verwerend ten behoewe van die gemeente op. Die Kerkraad het ook die bevoegdheid om een of meer presone te magtig om namens hom op te tree. By ontstentenis van die Kerkraad, geskied die magtiging deur die Ring waaronder die gemeente ressorteer.[80])

II. Die Ring.

Die Ring is 'n liggaam wat gewoonlik nie oor veel eiendomme of fondse beskik nie. Die Ring se grootste taak is om toesig te hou oor die wyse waarop die Kerkrade die gemeentes se eiendomme en finansiële sake bestier en om, by gebreke van 'n wettige Kerkraad, tydelik die funksies van die Kerkraad te vervul.[81])

Alleen die Kaapse Kerk het 'n bepaling i.v.m. eiendomme wat aan die Ring as sodanig behoort: „Alle vaste eiendomme wat aan die Ring behoort, word geregistreer op die naam van die dan fungerende voorsitter en scriba van daardie Ring, wat ook bevoeg is om, op las van die Ring, die nodige dokumente tot die gee van transport, die kanselleer van verbande, en voorts alle prokurasies en kontrakte namens die Ring te onderteken." [82])

Dieselfde beginsels sal ook op die ander kerke se Ringe van toepassing wees. Hier is geen algemene mandaat soos in die geval van kerkrade nie. Regshandelinge i.v.m. eiendomme word verrig deur die ampsdraers van die Ring na behoorlike magtiging daartoe gegee deur die Ringsvergadering.

Die Ring as sodanig het geen locus standi in judicio nie, en sal dus ingeval van regsgedinge iemand moet magtig om namens hom te verskyn. In 'n saak teen die Ring sal elke lid gedaag moet word.[83])

III. Die Sinode.

Die goedere wat onder die beheer en toesig van die Sinode val, kan in die drie volgende groepe verdeel word:

---

behoewe van hom beding het die voordeel te aksepteer. Daardeur verbind hy die stipulans om die promittens nie te ontslaan nie.

[80]) R.K.G. (Tvl.) art. 4; R.K.G. (Kaap) art. (b); O. art. 91, 9(a), N. wet 13, art. 2 „In any civil suit or action instituted as above by and on behalf of, or against the Consistory (Kerkraad) of the Dutch Reformed Church of Natal of any particular locality or Parochie (Gemeente) in Natal, the officiating Minister of Consulent, and one or more Elders acting as such at the time, shall legally represent such local Consistory or 'Kerkraad' either to sue or defend."

[81]) K. art. 88 en R.K.G. (Kaap) art. (b); T. art. 93, R.K.G. (Tvl.) art. 4 en 9; O. art. 117; N. art. 99.

[82]) R.K.G. (Kaap) art. (c).

[83]) Burgers vs. du Plessis R.I., bl. 385. Kotze vs. Shand and other members of the Presbytery, of Tulbagh V, Searle 136.



A. Eiendomme en Fondse wat aan die Sinode as sodanig, d.w.s. aan die Kerk as geheel behoort;

B. Eiendomme en Fondse bestem vir besondere weldadige doeleindes wat deur die Sinode geadministreer word;

C. Inrigtings vir weldadige doeleindes van die kerk as geheel wat onder die toesig van die Sinode val, maar wat gewoonlik 'n eie selfstandige bestuur besit.

Ons behandel die drie groepe apart.

A. *Sinodale (Kerklike) Eiendomme en Fondse.*

Die Kaapse Kerkwet bepaal: „Alle transporte van eiendomme behorende aan die Sinode van die Ned. Ger. Kerk in Suid-Afrika en alle verbande ten gunste van genoemde Kerk (met uitsondering van eiendomme deur die Algemene Sendingkommissie van gesegde Kerk verkry en deur hom bestuur), word geregistreer op die naam van die Saakgelastigde van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika en die voorsitter van die dan fungerende Kommissie van Toesig en Kontrole van die Kerk." [84]) Die Saakgelastigde hou die eiendomme in *trust* vir die Sinode en handel daarmee in opdrag van die Kommissies wat met die sorg van elke besondere geval belas is; die Kommissies weer, is verantwoordelik aan die Sinode en mag ook nie hulle mandaat van die Sinode oorskry nie.

Die eiendomme deur die Algemene Sendingkommissie verkry word geregistreer op naam van die Sendingkommissie.[85])

Die Transvaalse Kerk het geen bepaling in die Reglement vir die beheer van die Kerklike goedere en Fondse nie. Maar in die Kerkwet [86]) word bepaal dat die Saakgelastigde die verskillende Sinodale fondse sal administreer en jaarliks 'n geouditeerde verslag aan die bepaalde Kommissie(s) sal voorlê. Oor die registrasie van eiendomme word bepaal dat die Kerkkantoorkommissie volmag van die Sinode het om transport te neem op naam van die Kerk van alle eiendomme wat wettiglik aan hom toekom of deur hom verkry word.[87])

Die praktyk in die Oranje Vrystaat vertoon ooreenkoms met die in die Kaap. Hier word uitdruklik bepaal dat transporte „uitgemaak en geregistreer word ten gunste van 'Die Saakgelastigde

---

[84]) R.K.G. (Kaap): Reglement vir die Beheer van Kerklike Goedere en Fondse, art. (4).

[85]) K. art. 304 (d).

[86]) T. art. 377. Sien ook art. 383; en art. 198, 200, 201.

[87]) Sien art. 201 (3) volgens navrae gedoen by die Kantoor van die Registrateur van Aktes in Transvaal word Sinodale eiendomme getransporteer direk op naam van die *Nederduitse Hervormde of Geref. Kerk van Suid-Afrika*. Hier is dus 'n verdere bewys dat die Kerkverband, in Transvaal altans, in die praktyk behandel word as 'n regspersoon.

van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in die Oranje-Vrystaat', en lasgewing om vaste eiendom wat so verkry is te transporteer sal geteken word deur die Saakgelastigde en mede-onderteken deur twee lede van die Kommissie van Toesig." [88])

Met die eiendomme van die Natalse Kerk moet gehandel word volgens art. 3 van wet 13/1872: „Any deed of transfer of any fixed property or any mortgage bond or deed of security, if such property shall be owned by the General Assembly (Algemene Kerkvergadering), shall and may be made and affected by the Praeses and Scriba of such Assembly, under the special instructions from the general Assembly legally assembled." [89])

Verder word die Sinodale fondse geadministreer deur die Saakgelastigde of Quaestor Synodi, soos hy in Natal heet.[90]) Daar word uitdruklik bepaal dat die finansies van die Kerk as trustfondse geadministreer word.[91])

B. *Eiendomme en Fondse bestem vir weldadige doeleindes wat deur die Sinode geadministreer word.*

Ons dink hier aan fondse soos die Predikante-pensioenfonds [92]) die Predikante-Weduwee- en Wese-fonds.[93])

Alhoewel die Kerk as geheel dergelike fondse opgerig het en dit ook nog deur gereëlde bydraes in stand hou, het die Sinode geen ander beskikking daaroor nie as om dit te beheer vir die doeleindes waarvoor dit in die lewe geroep is. Dit is trustfondse en mag alleen vir die doeleindes van die trust aangewend word. In al die gevalle onder A bespreek was die Sinode self, of die Kerk as geheel die bevoordeelde. Die eiendom self daarvan is in die Saakgelastigde of in die een of ander Kommissie van die Kerk gevestig. In die gevalle, vallende onder B, is die Sinode (of 'n persoon of kommissie namens die Sinode) trustee ten behoewe van die bevoordeeldes onder die bepalings van die trustakte. In die geval van die Predikante-pensioenfonds is die deelhebbers aan die fonds die bevoordeelde persone. Die Predikante-pensioenfonds kan bindende ooreenkomste aangaan met enige party vir sover as wat die Reglemente dit toelaat. So b.v. word ooreenkomste met die afsonderlike gemeentes aangegaan, wanneer hulle 'n aandeel in die fonds vir hulle predikant neem.[94])

Maar ook die Sinode as geheel, die Kerkverband, kan aandele

[88]) O. Bylae 5, Reglement van die Kerkkantoor art. 2 (2) (c) en (e).
[89]) N. bl. 147.
[90]) N. art. 127a en sien ook art. 147.
[91]) N. art. 365.
[92]) K. Regl. 12 (bl. 132); T. Regl. VI (bl. 147); O. Bylae 3 (bl. 89); N. Regl. 7 (bl. 136).
[93]) K. Regl. II (bl. 127); T. Regl. VII (b. 153); O.; N. Regl. VIII (bl. 140).
[94]) Regl. P.P.F. art. 3.



in die fonds neem vir Sinodale amptenare, soos die Saakgelastigde, die Algemene Armesorgsekretaris, die Algemene Sendingsekretaris ens.[95])

C. *Inrigtings vir weldadige doeleindes van die Kerk as geheel wat onder toesig van die Sinode staan, maar gewoonlik 'n eie selfstandige bestuur besit.*

Hiertoe moet gereken word inrigtings van die Kerk soos Weeshuise,[96], Oue-Tehuise ens. Eiendomme van sulke inrigtings word geregistreer in die naam van Trustees, en beheer deur bepaalde Kommissies of Besture vir die doel aangestel deur die Sinode, met of sonder medewerking van ander belanghebbendes, b.v. die Staat in dié gevalle waar die Staat 'n subsidie aan so'n inrigting gee.

Ons kan die meegedeelde omtrent die registrasie en beheer van kerklike goedere as volg saamvat:

1. Elke gemeente van die Gefedereerde N. G. Kerke is die eintlike eienaar van sy goedere en fondse. Die word geregistreer op naam van die Kerkraad,[97]) en deur die Kerkraad beheer in ooreenstemming met die wette en bepalings van die Kerk.

2. Die eiendomme van die Kerk as geheel word in die Transvaal geregistreer op naam van die Kerk as sodanig, en in die ander Provinsies op naam van die Saakgelastigde en/of ander gemagtigdes namens die Sinode of Kommissie van Beheer. Al die eiendomme en fondse staan onder die beheer van die Saakgelastigde saam met die verskillende kommissies aangestel deur die Sinode.

3. Eiendomme van inrigtings van die Kerk word geregistreer in die naam van trustees [98]) en beheer deur bepaalde Kommissies en Besture.

[95]) Sien b.v. Bylae 5, art. 15, van die Kerkwette van die O.V.S.
[96]) Abraham Kriel Kinderhuis, e.a. Sien Jaarboek N. G. Kerke.
[97]) Die volgende formule word gewoonlik gebruik: „Die Kerkraad van die gemeente van .... van die Ned. Herv. of Geref. Kerk van S. A., sy ampsopvolgers en regsverkrygendes." Hierdie formule word ook gebruik vir die (enkel) Geref. Kerk van S. A. Maar in die geval van die Ned. Herv. Kerk van Afrika word eiendomme getransporteer op naam van die *Gemeente* as volg: „ Die Gemeente te .... van die Ned. Herv. Kerk van Afrika" of „Die Ned. Herv. Kerk van Afrika, Gemeente ....". Die rede hiervoor is blykbaar dat ingeval van die Ned. Herv. Kerk die *Kerk* self as die *eenheid* beskou word en elke *gemeente* 'n kompartement of onderafdeling van die geheel vorm. Sien Engelbrecht, *Geskiedenis van die N. H. Kerk in Z. A.*, deel I, bl. 108—109: „Evenals de Staat een ondeelbare eenheid is, zo is ook de Kerk een ondeelbare eenheid. Men is in de eerste plaats lid van de Kerk, en uit kracht daarvan lid van een biezondere Gemeente. De verschillende Gemeenten zyn slechts door de afstanden als afzonderlike Gemeenten georganiseerd. Die Gemeenten vormen samen een ondeelbare eenheid en staan niet autonoom naast elkaar, noch zyn zy verbonden door 'een accoord van kerkelyke gemeenschap'."
[98]) In die Akteskantoor van Transvaal het ons 'n transportakte gevind wat

Voor die gereg word die verskillende kerklike Bestuursliggame verteenwoordig deur die persone wat daarvoor aangewys is in die Wette en Bepalings, of wat op 'n vergadering van belanghebbendes, spesiale magtiging daartoe ontvang.

In alle ander gevalle waarin kerklike Bestuursliggame met die Privaatreg in aanraking kom, b.v. op die gebied van die verbintenisreg en onregmatige dade (o.a. laster) word die gewone privaatregtelike reëls toegepas. Die behandeling daarvan val buite die bestek van hierdie proefskrif, en ons moet dus volstaan met verwysing na werke daaromtrent.[99])

---

geregistreer is op naam van die „Abraham Kriel Kinderhuis van die Nederduits Hervormde of Gereformeerde Kerk van Suid-Afrika". By die transport is aangeheg 'n kopie van die „Grondreëls van die Abraham Kriel Kinderhuis". Blykbaar word die Kinderhuis behandel as regspersoon. As dit die geval is, het ons hier te doen met wat in die regstaal 'n „stigting" heet. Dit is 'n regspersoon: aan 'n goederekompleks kom regspersoonlikheid toe. Die stigting vind,. via die piae causae, sy oorsprong in die Romeinse reg. Dernburg (Pandekten, Band I, bl. 146. Derde Uitgawe) verklaar hieromtrent: „Seit der Christliche Kaizerzeit erwuchsen im römischen Reiche zahlreiche milde Stiftungen — piae causae — z.B. Armen-, Waisen- und Krankenhäuser miet selfständiger Persönlichkeit". Op bl. 147 gee hy die volgende omskrywing: „Die Stiftung in engeren Sinne ist ein nützlichen Zwecken gewidmetes Vermögen mit selbständigen Persönlichkeit". In die Romeins-Hollandse reg was die stigting bekend. Sien Fockema Andreae, Oud-Nederlandsch Burgerlijk Recht, Deel II, bl. 143—153, waaruit o.a. blyk dat vir die vorming van stigtings, altans wêreldlike stigtings, destyds die toestemming van die owerheid geen vereiste was nie. In die teenwoordige Nederland kom stigtings baie voor en vervul daar dergelike funksies as die trust in Engeland. Dit is waarskynlik 'n voortsetting en verder ontwikkeling van die stigting van die Rom. Holl. reg. Prof. Scholten (Asser, Nederlandsch Burgerlijk Recht, bl. 694): „Gewoonte en rechtspraak samen hebben den regel gevestigd dat naar Nederlandsch recht de oprichting van stichtingen mogelijk is en ook dat deze stichtingen als rechtspersonen te aanschouwen zijn". Vir die oprigting word daar vereis: (i) afsondering van 'n vermoë; (ii) aanwysing van 'n bepaalde doel; (iii) organisasie, d.w.s. aanduiding van die manier waarop die vermoë georganiseer en beheer sal word. Ook vir die fondse van ons Kerk sal die regsfiguur stigting uitnemend voldoen, miskien nog beter as die trust, omdat dit die menslike element, meer nog as die trust, uitskakel. As die bestuurder van die stigting stigtingsgoedere sou vervreem, kan dit opgeëis word in wie se hande dit ook gevind mag word, al is die persoon nog so te goeie trou gewees by die verkryging daarvan en al het hy waarde daarvoor gegee. Dit is anders die geval van trustgoedere. (Sien hierbo voetnoot 53.) Die stigting is by ons in Suid-Afrika nie onbekend nie. 'n Goeie voorbeeld daarvan is te vind in die Werkloosheidbystandwet, No. 25 van 1937. Art. 4 gee aan die Minister van Arbeid en Volkswelsyn die bevoegdheid om werkloosheidbystandsfondse te stig. En art. 5 bepaal: „*Elke fonds* is 'n *regspersoon*, bevoegd om in eie naam as eiser en verweerder in regte op te tree en om alle handelinge te verrig wat regspersone regtens kan verrig".

[99]) Sien o.a. Maasdorp, *Institutes of South African Law*, 4 dele; Wille and Millin, *Mercantile Law of South Africa*; en die werke in Hoofstuk III van hierdie proefskrif in verband met laster aangehaal.

# BIBLIOGRAFIE.


*Asser*, Nederlandsch Burgerlijk Recht, Deel I, Zwolle, 1923.
*Allen*, Law in the Making, Oxford, 1930.
*Bakker*, Kerkelijk Leven in Nederland, Utrecht, 1927.
*Bannerman*, The Church of Christ, Vol. II, Edinburgh, 1868.
*Bentham*, Fragment on Government, 1776.
*Biesterveld & Kuyper*, Kerkelijk Handboekje, Kampen, 1905.
*Bouwman, H.*, Gereformeerd Kerkrecht, Deel I, Kampen 1928, Deel II, Kampen, 1934.
*Bouwman, M.*, Voetius Over Het Gezag Der Synode, Amsterdam, 1937.
*Brown*, Annals of Disruption, Edinburgh, 1893.
*Bryce*, Studies in History and Jurisprudence, Vol. II, Oxford, 1901.
*Brierly*, Law of Nations, 2nd ed., Oxford, 1936.
*Buchanan*, The Ten years of Conflict, Vol. I, Glasgow, 1843.
*Calvyn*, Institutie, uitgawe van Kuyper, Doesburg, 1889.
*De Wet, C. J. H.*, Die Kollegiale Kerkreg, Amsterdam, 1921.
*De Savornin Lohman en Rutgers*, De Rechtsbevoegdheid onzer plaatselijke Kerken, Amsterdam, 1887.
*De Klerk, P. J. S.*, Kerk en Sending in Suid-Afrika, Amsterdam, 1923.
*De Wet, J. C.*, Die Ontwikkeling van die Ooreenkoms ten behoewe van 'n Derde, Leiden, 1940.
*De Wet, J. C.*, „Estoppel By Representation" In die Suid Afrikaanse Reg. Leiden, 1939.
De Nederduitsche Gereformeerde Kerken Vereenigingsacte 1911, Kaapstad, 1912.
*De Moor, B.*, Commentarius Perpetuus In Johannes Marckii Compendium, 1768.
*Dreyer, A.*, Die Kaapse Kerk en Die Groot Trek, Kaapstad, 1929.
*Dreyer, A.*, Boustowwe vir die Geskiedenis van die Nederduits Gereformeerde Kerke in Suid-Afrika, Deel III, Kaapstad, 1936.
*Die Kerksaak*, Kaapstad 1932.
*Du Plessis, J.*, De Gereformeerde Kerk in wording en Werking, Paarl, 1925.
*Du Plessis, J.*, Het Leven van Andrew Murray, Kaapstad, 1920.
*Engelbrecht, S. P.*, Geschiedenis van de Nederduitsch Hervormde Kerk in Zuid-Afrika, Deel I, 1920; Deel II, 1925.
*Eybers, J. H.*, Die Kerkinrigting van die Ned. Ger. Kerke in Suid-Afrika, Pretoria, 1934.
*Fabius, D. P. D.*, Het Reglement van '52, Amsterdam, 1893.
*Gerdener, G. B. A.*, Boustowwe vir die Kerkgeskiedenis, Kaapstad, 1930.
*Gierke*, Genossenschaftsrecht, Deel III, Berlin, 1881.
*Gierke*, Johannes Althusius, Breslau, 1929.
*Hooyer*, Kerkelijke Wetten, Zalt-Bommel, 1846.
*Hoedemaker, P. J.*, De Kerk en Het Moderne Staatsrecht, 1e stuk, A'dam, 1904.
*Hodge, C.*, The Church and Its Polity, London, 1879.
*Holland*, Jurisprudence, 12th ed., Oxford, 1916.
*Huber, E.*, Recht Und Rechtsverwirklichung, Basel, 1925.
*Jansen en De Moor*, Kerkordening van de Gereformeerde Kerken in Nederland, Wageningen, 1925.

*Jansen, J.*, De Kerkelijke Tucht, Arnhem, 1913.
*Jansen, J.*, De Bevoegdheid der Meerdere Vergaderingen, uit „Schild en Pijl", aflewering 9—10.
*Jehring, R. von*, Der zweck im Recht, Leipzig, 1923.
*Jones J. Walter*, Historical Introduction to the Theory of Law, Oxford, 1940.
*Keet, B. B.*, Na Honderd Jaar, Stellenbosch, 1925.
*Karlowa*, Römisch Rechtsgeschichte, Deel II, Leipzig, 1901.

Kerkwette

*Kerkorde van die Gereformeerde Gemeente in Suid-Afrika*, Bloemfontein, 1931.
*Wette en Bepalinge vir die regering van die Nederduits Hervormde of Gereformeerde Kerk van Suid-Afrika*, Kaapstad, 1949.
*Wette en Bepalings vir die Bestuur van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika*, Kaapstad, 1946.
*Wette en Bepalinge van die Nederduitse Gereformeerde Kerk van Natal*, Pietermaritzburg, 1945.
*Wet van die Nederduits Hervormde Kerk van Afrika*, Pretoria, 1937.
*Wette en Verordeninge vir die Bestuur van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in die Oranje-Vrystaat*, Bloemfontein, 1948.

*Kleyn, H. G.*, Algemeene Kerk en Plaatselijke gemeente, Dordrecht, 1888.
*Kohler, J.*, Lehrbuch der Rechtsphilosophie, 3e Auflage, Berlin, 1923.
*Kuyper, A.*, Dictaten Dogmatiek IV, 2e druk, Kampen.
*Kohler, J.*, Lehrbuch des Burgerliches Rechts, Deel I, Berlin, 1906.
*Kuyper, H. H.*, Post Acta, Amsterdam, 1899.
*Kuyper, A.*, Tractaat van de Reformatie der Kerken, Amsterdam, 1884.
*Locale Wetten der Zuid-Afrikaansche Republiek 1849—1885, 1886—1887.*
*Marais, J. I.*, Geschiedenis der N. G. Kerk in Zuid-Afrika, Stellenbosch, 1919.
*Maasdorp*, Institutes of South African Law, Vol. I, 6th ed., 1936.
*Moorrees, A.*, Die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika, Kaapstad, 1937.
*Oppenheims*, International Law, Vol. I, 4th ed., London, 1928.
*The Porter Speaches*, Kaapstad, 1886.
*Pienaar, H. J.*, Die Inrigting van die Ned. Ger. Kerk in Suid-Afrika, Kaapstad, 1942.
*Pollock*, A First Book Of Jurisprudence, 5th ed., London, 1923.
*Rehm, H.*, Geschichte der Staatswissenschaft, Freiburg, 1896.
*Rutgers, F. L.*, De Geldigheid van de Oude Kerkenordeningen, Amsterdam, 1890.
*Rutgers, F. L.*, Het Kerkverband Der Nederlandsche Gereformeerde Kerken, Amsterdam, 1882.
*Rutgers, F. L.*, Het Kerkrecht in zoover het de Kerk met het Recht in verband brengt, Amsterdam, 1894.
*Rutgers, F. L.*, Calvyns Invloed op de Reformatie in de Nederlanden, Leiden, 1901.
*Rutgers, F. L.*, Kerkelijke Adviezen, 2 dele, Deel I, Kampen, 1921; Deel II, Kampen, 1922.
*Spoelstra, C.*, Het Kerkelijk en Godsdienstig Leven der Boeren na den Grooten Trek, Kampen, 1915.
*Spoelstra, C.*, Bouwstoffen voor de Geschiedenis der Nederduitsch Ger. Kerken in Zuid-Afrika, Deel I, Amsterdam, 1906; Deel II, Amsterdam, 1907.
*Sohm, R.*, Kirchengeschichte, Leipzig, 1888.
*Statute Law of The Cape of Good Hope*, Cape Town, 1862.
*Shaw, R.*, Exposition of the Confession of Faith, Edinburgh, 1865.
*Sohm, R.*, Kirchenrecht, I, Munchen und Leipzig, 1923. Kirchenrecht, II, Munchen und Leipzig, 1930.



*Schokking, H.*, De Leertucht in de Gereformeerde Kerk van Nederland tusschen 1570 en 1620, Amsterdam, 1902.
*Salmond*, Jurisprudence, 8th ed., London, 1930.
*Schmidt, R.*, Allgemeine Staatslehre, Leipzig, 1901.
*Stammler, R.*, Lehrbuch Der Rechtsphilosophie, Berlin, 1923.
*Shackelton*, Meetings, Law and Practice, London, 1934.
*Theal*, Records of The Cape Colony, I, XIX, V.
*The Practice of the Free Church of Scotland*, Edinburgh, 1886.
*The Books of Discipline*, Edinburgh, 1836.
*Van Broekhuizen, H. D.*, Die Wordingsgeskiedenis van die Hollandse Kerke in Suid-Afrika, Kaapstad, 1922.
*Van Lennep, L. H.*, De Rechtskracht van de Verordeningen der Christelijke Kerkgenootschappen, Haarlem, 1909.
*Van Andel, H. A.*, De Zendingsleer van Gisbertus Voetius, Kampen, 1912.
*W. à Brakel*, Redelijke Godsdienst, 3e druk, Rotterdam.
*Vos, G. J.*, De Tegenwoordige Inrigting der Vaderlandsche Kerk, Dordrecht, 1884.
*Vos. G. J.*, Systematische Uiteenzetting van het Tegenwoordig Nederlandsch-Hervormde Kerkrecht, Utrecht, 1896.
*Voetius, G.*, Verhandeling over Zichtbare en Georganiseerde Kerk, Vertaal deur Rudolph R. J. W. en Fischer F. F. C., Kampen, 1902.
*Voetius, G.*, Politica Ecclesiastica, 4 dele, Amstelodami, 1635.
*Vinogradoff, P.*, Historical Jurisprudence, Vol. I, Oxford, 1928.
*Vinogradoff, P.*, Collected Papers, Vol. II, Jurisprudence, Oxford, 1928.
*Wypkema, A.*, De Invloed van Nederland op Ontstaan en Ontwikkeling van de Staatsinstellingen der Zuid-Afrikaansche Republiek, Pretoria.
*Wille and Millen*, Mercantile Law, 10e ed., Johannesburg, 1941.
*Zevenbergen, W.*, Formele Encyclopaedie der Rechtswetenskap, 's-Gravenhage, 1925.

